# DIE DERDE VRYHEIDSOORLOG WOED...




## ONS KAN WEN

P. F. BRUWER

Hiermee sertifiseer Oranjewerkers Promosies
(edms) Beperk dat hierdie eksemplaar
van DIE DERDE VRYHEIDSOORLOG WOED . . .
aangebied is aan:

.......................................................................................................

Hierdie is

**NR.** ..........

van die eerste oplaag van 5120
van die eerste druk van September 1986
waarvan 120 spesiaal luuks gebind en genommer is.

Dit is ook persoonlik geteken deur

.......................................................................................................
die skrywer

.......................................................................................................
voorbladontwerpkunstenaar

Namens die uitgewer geteken as bewys
van egtheid

.......................................................................................................

# DIE DERDE VRYHEIDSOORLOG WOED... ONS KAN WEN

**deur**

**PF BRUWER**

**Uitgegee deur**
**ORANJEWERKERS PROMOSIES (EDMS) BEPERK**
**Pretoria**

*Opgedra aan my vrou Janka en my seun Willem.*
*Mag God ons bewaar.*

**Kopiereg**
Oranjewerkers Promosies (Edms) Bpk
Eerste uitgawe
Eerste druk Oplaag 5100
September 196

**Uitgewer**
Oranjewerkers Promosies (Edms) Bpk
Posbus 3560
Pretoria
0001

**Setwerk**
Barrodel Drukkers (Edms) Bpk
Voortrekkersweg 763
Wonderboom-Suid
Pretoria
(Geset in Times Roman 10 op 12 punt)

**Buitebladontwerp**
Oswald Gerber

**Gedruk en gebind deur:**
Sigma Pers (Edms) Bpk
Koedoespoort
Pretoria

**ISBN 0-620-09920-8**

*Ter nagedagtenis aan my Oupa*
*Roelof Petrus Wilmans*
*(1902 – 1986)*

# VOORWOORD

Ek glo aan die spreekwoord dat daar in menslike ervaring niks nuut is onder die son nie. Dit impliseer dat die geskiedenis die groot leermeester van die mensdom is. Een van die mees verstommende aspekte van die lewe is, hoe min die mens inderdaad leer uit die geskiedenis. Met die verloop van duisende jare herhaal dieselfde foute mekaar met absoluut ongelooflike reëlmaat.

Nieteenstaande die hoogs idealistiese konsep van 'historiese objektiwiteit' word elke geskiedskrywer beperk deur sy eie tyd, plek, gebondenhede en ideologiese ingesteldheid. Om daardie rede spreek dit vanself dat 'n Marxis, 'n Afrikanis, 'n Liberalis en 'n Nasionalis elkeen 'n radikaal verskillende prentjie van dieselfde historiese gegewene sal optower.

Soos elke ander geskiedskrywer is ek ook beperk deur my omstandighede. Ek is eerstens 'n Afrikaner, tweedens 'n Afrikaner-nasionalis en slegs derdens 'n student van die geskiedenis. Ek is ten nouste verbind aan die lotgevalle van my volk en kan my daarom nie 'objektief' afsonder van hulle nie. Waar dit ook nog gaan om 'n volk wat, volgens alle historiese gegewens tot my beskikking, op die punt van algehele vernietiging staan kan dit nog minder die geval wees. Dit is 'n luukse wat slegs die lede van groot volke soos die Amerikaners, Sjinese, Franse en ander beskore is.

Ek maak dus nie verskoning vir die feit dat my navorsing tans daarop gemik is om in die geskiedenis te gaan delf vir 'n voortbestaansmoontlikheid vir ons volk nie. Aanvanklike studie het my gebring tot by die konsep van 'n volkstaat. Daardie studie is in 1984 in 'n verkorte vorm gepubliseer onder die titel: *'Republiek Afrikana – 'n Tuiste vir die Afrikaner'*.

Verdere studie het my net gesterk in hierdie geloof dat 'n eie volkstaat noodsaaklik is vir die oorlewing van die Afrikanervolk in Afrika. In hierdie opsig het ek my gewend tot 'n hele reeks strominge en prosesse in die geskiedenis wat die lotgevalle van ons volk ten diepste raak. Elkeen van hulle is 'n studie op sigself maar vanweë hul interafhanklikheid en wisselwerking word hulle almal saam behandel.

Die heel belangrikste is 'n proses wat ek 'Sielkundige oorlogvoering' gedoop het. Dit is 'n proses van so 'n omvang en impak dat dit verstommend is dat daar nog geen gesaghebbende studie in ons land uitsluitlik daaroor gemaak is nie. Dit is oorwegend hierdie proses wat die wêreld waarin ons vandag woon gevorm het. Hierdie proses raak vandag by uitstek vir die Afrikaner waar ons geïsoleerd en beleër in die wêreld staan.

In die lig van hierdie proses kry baie ander aspekte en gebeure 'n nuwe betekenis. Onder andere die skepping van die Unie van Suid-Afrika in 1910, die rol van politieke partye en van die pers en ander media. Hierdie prosesse word geillustreer deur die lotgevalle van ander minderheids blanke gemeenskappe in Afrika. Die lesse wat vir die Afrikanervolk uit daardie geskiedenis spreek gaan van deurslaggewende belang wees, want as ons nie gaan leer daaruit en vir onsself 'n veilige toekoms bou nie dan sal ons onafwendbaar hul uiteinde met hulle deel. Daar word ook konklusief bewys aan die hand van Suid-Afrika se buitelandse en binnelandse politiek dat ons nie so imuun teen hierdie wêreldwye prosesse is as wat ons gemeen het nie. Ons vernietiging is inderdaad veel nader as wat die meeste van ons meen. Die rede daarvoor is dat die einde op heeltemal 'n ander manier sal kom as wat almal dink. Mag hierdie boek 'n bydrae lewer om die Afrikaners se oë oop te maak vir die sluwe en listige aanslag wat teen hulle geloods word.

Vergun my verder die volgende bedankings. Eerstens vir my vrou Janka vir haar ondersteuning, en bereidwilligheid om die risiko's saam met my te loop. Vir Mnr Hendrik Verwoerd vir sy hulp en sy onvermoeide ywer met die publikasie van die boek. Vir Mev Mariaan Engelbrecht vir haar taalkundige versorging van die manuskrip en haar talle positiewe aanbevelings. Vir Mnr Johan Fischer vir sy bydrae tov die afdeling oor landbou aangeleenthede, en ook alle instansies van wie se foto's gebruik gemaak is.

NS 1: In hierdie boek het ek aansluiting gevind by die Duitse gebruik om aanhalings te verwerk in Duits eerder as om dit in die oorspronklike taal weer te gee. Alle aanhalings uit vreemde tale is dus in Afrikaans verwerk. Ek neem verantwoordelikheid hiervoor met die geloof dat alle aanhalings waarheidsgetrou weergegee is.
NS 2: Ek gebruik verkieslik VN en nie VVO nie omdat hierdie organisasie nie werklik uit volke bestaan nie maar uit nasies.

PF Bruwer
Sept 1986

# INHOUD

# Deel 1

# Die Bose Kringloop

"Die grootste ironie is dus dat hierdie Britse imperiale strewe uiteindelik deur Afrikanerpolitici deurgevoer is..."



*'n Hele volk onder wapen. 'n Ouman van 65-jaar, 'n 15-jarige seun en 'n man van 43.*



HOOFSTUK 1

# Die Bitter einde

**'n Beskaafde oorlog ontaard**

Op 31 Mei 1902 is die Vrede van Vereeniging te Pretoria onderteken. Dit het 'n einde gebring aan die Afrikanervolk se Tweede Vryheidsoorlog. 'n Vryheidsoorlog wat bittere ellende vir die Afrikanervolk meegebring het. Dit wat Lord Milner aanvanklik 'n "teetyd-oorlog" genoem het, en wat die meeste Britte geglo het voor Kersfees 1899 verby sou wees, het meer as drie jaar lank geduur. 'n Klein volkie van skaars meer as 180 000 siele het geveg teen die magtigste volk van daardie tyd; 'n volk wat in beheer was van 'n ryk "waaroor die son letterlik nooit ondergegaan het nie". Vir hierdie oorlog het die Britte ongeveer 365 693 imperiale en 82 742 koloniale troepe gebruik. (Pakenham, 1981, p. 595).

Dit was die eerste oorlog in die kenmerkende 20ste-eeuse styl. 'n Oorlog waarin niemand neutraal gestaan het nie, 'n oorlog waarin daar geen "onskuldige toeskouers" was nie. 'n Oorlog waarin die slagveld nie meer 'n duidelik-afgebakende terrein tussen twee vyandiggesinde gewapende magte was nie, maar 'n oorlog wat soos 'n geweldige vloedgolf die hele land oorstroom het en geen uithoek onaangeraak gelaat het nie. 'n Voorspel tot wat later gedurende die Tweede Wêreldoorlog sou volg toe miljoene burgerlikes die lewe sou laat in bomaanvalle op burgerlike stede. Dit het



*Boerekerke in die Republieke is voor die voet verwoes.*

gekulmineer in die kernbomaanvalle op die twee Japanse stede Hirosjima en Nagasaki.

Die Tweede Vryheidsoorlog was 'n totale oorlog, enig in sy soort tot op daardie stadium. 'n Oorlog waarna 'n Britse staatsman (Campbell Bannerman) sou verwys met die woorde "Methods of Barbarism". Dit het begin as 'n titaniese stryd tussen die klein Boere-republieke, wat nooit op 'n gegewe tydstip meer as 40 000 man (bestaande uit seuntjies van tien jaar tot grysaards van tagtig jaar) in die veld gehad het nie, en die Britse Ryk. Dit was 'n hele volk onder die wapen (van Tonder, 1975, p. 7). En dit het gewoed deur veldslae soos Magersfontein, Colenso, Spioenkop, Paardeberg en ander. Tot op 'n sekere tydstip het dit allerweë nog bekend gestaan as die laaste van die 'Gentlemen's Wars'. 'n Oorlog waarin beide kante beskaafde norms gehandhaaf het.

Toe dit egter vir die 'beskaafde gentlemen' van Groot-Brittanje duidelik geword het dat hulle selfs met hul fenomenale oormag van sowat 10-1, nie die klein Boerevolkie kon verslaan nie, het hulle oënskynlike dun lagie beskawingsvernis gou afgevryf. Nou was daar geen sprake meer van die sogenaamde Engelse "fair play" of "inbred feeling for justice" nie. Daar is 'n begin gemaak met 'n verskroeide-aarde-beleid. Die nuwe strategie het uit drie maatreëls bestaan: In die eerste plek sou die twee Republieke aan 'n



stelselmatige verwoesting onderwerp word soos min lande nog te beurt geval het. Dorpe is heeltemal afgebrand. In baie dorpe is selfs die kerke afgebrand. Op die platteland is alle boerewonings totaal verniel of heeltemal afgebrand. Alle kosvoorrade soos graan en mielies is vernietig. Vee wat nie weggevoer kon word nie, is doodgemaak. Kortom, die Vrystaat en Transvaal is binne enkele maande verander in een groot wildernis, waarin geen voedsel vir mens of dier te vinde was nie. In die tweede plek is al die vrouens en kinders in konsentrasiekampe geplaas. En derdens sou 'n beleid van dryfjagte begin word tussen linies Britse blokhuise. (Scholtz, 1960, p. 108).

Hierdie Britse konsentrasiekampe wat deur hulself beskryf is as 'hervestigingskampe' of 'beskermingskampe' sou die Afrikanervolk 26 000 vroue- en kinderlewens kos. In vergelyking met die massamoorde van die Twintigste eeu klink hierdie getal moontlik onbelangrik, maar dit het een sesde van die totale bevolking van die Boererepublieke verteenwoordig. Proporsioneel oorskadu dit selfs die meeste slagtings van ons eeu. 'n Verdere sowat 7000 burgers is volgens berekening op kommando dood. Dit sluit nie eers die talle in wat in Britse gevangenekampe op Ceylon en St Helena en ander plekke gesterf het nie. Een van die beste beskrywings vir die verwoeste land is gegee deur Ramsay Mcdonald, wat later Eerste Minister van Brittanje was. Hy skryf in 1902 soos volg: 'Die land was so bar soos die rand van die Sahara. Omtrent die enigste vee wat ons gesien het was karkasse wat langs die pad gelê en verrot het. Ons het slegs een plaasopstal gesien wat ongeskonde was... bitter min opstalle het buite die dorpe staande gebly en die dorpe Bethlehem, Lindley, Reitz, Senekal, Vrede ens. het almal in verskeie stadia van vernietiging gestaan. Ek glo ek is reg deur te sê dat die hele Suidwestelike Transvaal afgebrand is... Alles wat moontlik as voedsel gebruik kon word, is vernietig, vee is afgeslag, plaasimplemente is vernietig, damme is gebreek, en besproeiingswerke is beskadig.' (McDonald, s.j., p. 51-52).

**Die Kosbaarheid van Vryheid**

Die volledige verloop van die oorlog is algemeen bekend; dit is nie hier gepas om meer breedvoerig daarop in te gaan nie. Daarvoor bestaan daar etlike skitterende historiese werke. Een ding wat egter soos 'n paal bo water staan is dat die Afrikanervolk bereid was om matelose ellende en byna fisiese uitdelging te verduur in hul strewe na die behoud van hul vryheid en soewereine volkstate. Die Vrede van Vereeniging is gesluit presies drie jaar, vanaf die dag dat President Paul Kruger tydens 'n ontmoeting met Lord



*'n Boeregesin afgeneem kort na hul aankoms in die konsentrasiekamp. Van hierdie besondere gesin het net die moeder oorgebly na 'n verblyf van drie maande.*



*Vroue en kinders word op oop beestrokke in die winterkoue na die konsentrasiekampe weggevoer.*



Alfred Milner uitgeroep het: "Dit is nie die stemreg wat julle wil hê nie, dis my land!" (Van Jaarsveld, 1978, p. 176).

Hierdie uitroep van President Kruger kon nie méér toepaslik gewees het nie. Die Britse imperialiste soos Chamberlain en Milner het in die hand gespeel van die sogenaamde "goudkewers", (Pakenham) die groot geldmagnate soos Alfred Beit, Cecil Rhodes en andere, wat, nadat hulle die diamantvelde ingepalm het, vasbeslote was dat die rykste goudvelde ter wêreld ook in hulle besit sou kom. Vir die Britte en kapitaliste was geld en goud dus die oorheersende faktor. Die hoeveelheid bloedvergieting en ellende wat in hul pad gestaan het, was nie vir hulle ter sake nie. Selfs 16 168 Britse soldate sou hul lewens moes opoffer om hierdie hebsug te bevredig. (Pakenham, p. 595).

Die belangrike vraag bly egter: Waarom was die Boere bereid om betrokke te raak in 'n stryd waarin hulle so min kans op sukses sou hê? Vir enige ingeligte waarnemer was dit selfs toe reeds duidelik dat daar vir die Boere baie min, indien enige, kanse op sukses was. Die moontlikheid dat die Britte weereens na 'n Amajuba die stryd gewonne sou gee, was minimaal. Hierdie keer sou dit 'n totale oorlog wees waar dit sou gaan om alles of niks. Dit was bekend dat die Britte in staat en bereid was om etlike honderde duisende troepe vanoor die hele wêreld na Transvaal te bring om die Boere te vernietig. Met dit ingedagte was dit dus vanuit die staanspoor duidelik dat die oormag te groot sou wees. Nogtans was die Boere bereid om die stryd aan te knoop. Vir baie lyk dit vandag na 'n domastrantheid, maar die rede daarvoor is eenvoudig: "Vir die Afrikaner was dit 'n preventiewe oorlog, 'n stryd om voortbestaan of ondergang; vir die handhawing van 'n eie taal en kultuur, 'n eie identiteit en onafhanklikheid. Hulle het geveg omdat hulle geglo het dat hulle nie 'n ander alternatief onder die druk gehad het nie". (Van Jaarsveld, 1978, p. 176).

**'n Eie Lewenswyse**

Hulle het dus geveg vir 'n totale lewenswyse, 'n lewenswyse wat sy ontstaan eeue tevore gehad het, en wat tot besondere uiting gekom het toe die Voortrekkers 'n halfeeu vantevore besluit het om hul waens te pak en te trek om sodoende 'n vrye volksbestaan te verseker. Hoe duidelik hierdie begeerte was, spreek uit die woorde wat Hendrik Potgieter in 1838 aan die Kaapse Goewerneur gerig het: "Daar ons met vrede uit die Kolonie vertrek het, het ons geen kwade voornemens om iets onwettigs te doen nie, en beskou ons ons as vrye burgers om te kan gaan waar ons verkies sonder om iemand te benadeel, daar alle nasies vry is". In 1839 skryf ook Andries Pretorius soos



*Grootskaalse slagting van vee deur die Engelse.*



*Grootskaalse vernietiging: Die oorblyfsels van Bothaville.*



volg: "... verder moet ek sê dat ons ons geboorteland sonder opstand verlaat het, vir onsself wetende dat ons 'n vry gebore volk is, en ook deur elkeen daarvoor gehou moet word". (Coetzee, 1941, p. 33).

'n Laaste uitspraak in dié verband is die van 'n Voortrekkervrou, na die Britse anneksasie van Natal: "Ons het goed en bloed gegee om onder die gehate Britse vlag uit te kom en al moet ons ook kaalvoet en blootshoof oor die Drakensberg loop, sal ons nie onder dié vlag berus nie". (Ibid., p. 34).

Hierdie vryheidstrewe is op 'n bepaalde wyse verwesenlik binne hul eie volkstate. Die Afrikaner het vir homself 'n staatkundige bedeling uitgewerk wat gegroei het uit sy historiese ontwikkeling en ervaring. Dit was 'n republikeinse stelsel binne 'n eie volkstaat. Hy het geweet dat dit die enigste manier was waarop hy homself op die lange duur sou kon handhaaf. Beide die Transvaal en die Vrystaat se grondwette het bepaal dat die Wetgewende Gesag aan 'n Volksraad toevertrou word as die hoogste gesag in die land. Enige persoon wat aan sekere basiese vereistes voldoen het, kon homself verkiesbaar stel as lid van die Volksraad mits hy in die Transvaal deur 25 persone genomineer is en in die Vrystaat deur 10 persone. "Demokrasie was vir hierdie mense nie 'n skim nie, maar 'n werklikheid wat in hul daaglikse lewe tot uiting gekom het en hul konstitusionele instellings en die heersende owerheidsinstellings was 'n weerspieëling van hul staatsopvattings". (Nel, p. 137).
In die praktyk het dit daarop neergekom dat die volk altyd die finale sê gehad het. In die Vrystaat was dit een van die Staatspresident se pligte om gereeld dorpe te besoek ten einde die burgers 'n geleentheid te gee om hul belange aan hom oor te dra (*Van Jaarsveld*, 1966, p. 77). In die Transvaal was die Volksraadslede verplig om voor elke sitting van die Raad byeenkomste te hou om die gevoelens en belange van die publiek vas te stel en ook na die sitting weer verslag oor die verrigtinge te doen. Die Staatspresident was ook verplig om alle voorgestelde wette drie maande voor die tyd bekend te maak sodat die burgers tyd kon hê om 'n memorie in te dien oor die voorgestelde maatreëls. Op hierdie wyse is die volk altyd op die hoogte gehou van die doen en late van die Volksraad.

Die gevoelens van die volk, hetsy op vergaderings uitgespreek, of d.m.v. memories uitgedruk, is altyd in ag geneem. Die Transvaal het aanvaar dat die Volksraad die mondstuk van die volk is en dat die finale gesag per slot van sake by die volk self berus het (Ibid., p. 88).



*Vrystaatse Kommando*

**'n Eie Staatstelsel**

Die praktiese werking van hierdie stelsel het politieke partye onnodig en irrelevant gemaak. Daar het dus geen politieke partye bestaan in die twee republieke nie, omdat die volk verseker was van sy regte binne die stelsel, en nie nodig gehad het om op lukrake manier daarvoor te beding nie. In die Kaap, onder die Britse gesag, was dit egter anders gesteld met die Afrikaners.

Hulle was verplig om 'n politieke party volgens die Britse stelsel tot stand te bring om hul belange te bevorder en beskerm. Hierdie politieke party, genaamd die "Afrikaner Bond" is in 1879 in die Kaap gestig. Die aanvanklike doel van die Afrikaner Bond was om Afrikaners in alle gebiede te verenig. Hierdie politieke party het egter min vordering gemaak in die Transvaal en die Vrystaat omdat daar geen behoefte aan was nie. 'n Poging daar om 'n ander politieke organisasie as die staat te stig om uitdrukking aan nasionale strewes te gee kon nie anders as om die indruk te wek dat dit tweedrag saai tussen mense met dieselfde nasionalisme nie (Coetzee, p. 238).



In meer algemene taal het twee burgers van destyds hul sienings oor politieke partye duidelik gestel. So het een persoon in die "Volkstem" onder andere gesê: "Dat wij hier volstrekt geen vrees hebben dat Oom Paul te Engelschgesind sal worden." 'n Ander uitspraak lui: "Wij hebben als republiek volkomen vrijheid" (Coetzee, p. 137). Dit het dus onder meer by die Afrikaners gegaan om 'n staatkundige bedeling waarin hulle volkome sekuriteit gehad het. 'n Bedeling waarin hulle geweet het dat hulle ten alle tye 'n inspraak in hul eie regering sou hê en om daardie rede hul eie belange sou kon beskerm. Daarteenoor vind 'n mens die Britse stelsel van politieke partye wat van die Kaap af oorgewaai het.

**Wesensverandering**

Hierdie stelsel dra binne 'n veelvolkige staat die kiem van 'n volk se vernietiging in hom. Die rede daarvoor kan gesoek word in die feit dat 'n politieke party wat aanvanklik 'n middel tot 'n doel is, spoedig 'n doel op sigself word en dan 'n algehele wesensverandering ondergaan. Die feit dat 'n party in 'n voortdurende stryd betrokke is om mag te bekom, veroorsaak dat stemme vir hom belangriker as beginsels word, met die gevolg dat die behoud of die verkryging van mag, op enige manier moontlik, die hoofdoelwit word. Dit lei korsekwent daartoe dat die politieke party aanspraak maak op die burger se hoogste lojaliteit. Dit, terwyl die burgers vanweë die koukusstelsel gewoonlik bloedweinig, indien enige, inspraak het in die verandering van beleidsrigtings. Hulle word gewoonlik deur die opperbevel van die party voor 'n voldonge feit gestel. Dan word daar van hulle verwag om dit so te aanvaar aangesien die party tog maar die beste weet.

'n Goeie voorbeeld van so 'n wesensverandering, is byvoorbeeld die verloop van sake in die "Afrikaner Bond". Nieteenstaande sy hoë beginsels, het die Afrikanerbond reeds kort na sy stigting verraad teenoor die Afrikanervolk gepleeg deur 'n verkiesingsbondgenootskap met die aartsimperialis en Afrikanerhater, Cecil John Rhodes, aan te gaan. Die gevolg hiervan was dat Rhodes, aanvullend by sy sterk posisie as die rykste man in Suid-Afrika, ook nog Eerste Minister van die Kaapkolonie geword het. Vanuit hierdie magsposisie kon Rhodes, met behulp van die Afrikaner Bond, rustig voortgaan om die Afrikaners in die Transvaal en Vrystaat ten gronde te rig. Die Afrikaner Bond se steun aan Rhodes is eers onttrek na die ontmaskering van sy leeue-aandeel in die berugte Jameson-inval. Tog sou hierdie selfde Afrikaner Bond ook later help om dieselfde Jameson ook Eerste Minister van die Kaapkolonie te maak!



*Die Uitvoerende Raad van Transvaal in 1899. Genl. Schalk Burger staan agter, tweede van regs. Die lede is, voor: Genl. Piet Joubert, pres. Paul Kruger en genl. Piet Cronje. Agter: A.D.W. Wolmarans, R.W. Reitz, S.W. Burger en genl. J.H.M. Kock.*



*Pres. Paul Kruger*



*Pres. M.T. Steyn*



**Wat het die volk verloor?**

Met die Vrede van Vereeniging op 31 Mei 1902 het die Afrikanervolk nie net sy onafhanklikheid en sy eie volkstate verloor nie, en al die ekonomiese hulpbronne van sy vaderland in die hande van volksvreemde kapitaliste oorgegee nie. Hy het ook die staatkundige en politieke stelsel wat deur sy wyse voorvaders ontwikkel is, en wat daarop gerig was om sy volk te beskerm en uit te bou, verloor. Hy het verlore geraak in 'n vreemde Britse politieke stelsel, waarin die Afrikanervolk gedoem was om nooit weer ten volle tot sy reg te kom nie.

Dit was 'n stelsel waarbinne die Afrikanerstrewe telkemale verydel sou word en waarbinne hy gedwing sou word om na partypolitieke verraad die stryd telkens van voor af aan te knoop. Die belangrikste verlies was egter die feit dat die Afrikanervolk sy volkstate verloor het – state wat die alleeneiendom van die Afrikaner was.

Hy sou voortaan gedwing word om vir homself 'n bestaan in 'n veelvolkige, veeltalige en veelrassige eenheidstaat te beding. Vir baie mense is hierdie verhaal van die Tweede Vryheidsoorlog ou nuus. Ou nuus wat liefs vergete moet bly. Maar die volle uitwerking van hierdie verliese het die Afrikanervolk vandag, meer as tagtig jaar na die tyd, nog nie te bowe gekom nie.

Die Engelse geldmag besit vandag nog steeds die meeste van die rykdomme van ons vaderland en hulle gebruik vandag nog daardie rykdomme om ons finaal ten gronde te rig. Die Afrikaners sit vandag nog in daardie veelvolkige eenheidstaat waarbinne hy 'n al hoe kleiner wordende minderheid is. Nieteenstaande vele politieke partye wat ons volk se belange kwansuis verteenwoordig het, staan ons vandag op die rand van die afgrond. Hierdie feit op sigself, is die grootste oordeel wat oor hierdie stelsel, wat na afloop van die Tweede Vryheidsoorlog op ons afgedwing is, gevel kan word.

Daar is al dikwels in die verlede deur talle waarnemers gesê dat die verrigtinge rondom 31 Mei 1902 nie 'n vredessluiting was, nie maar bloot 'n wapenstilstand. Die stryd teen die Afrikanervolk duur onverpoosd voort, tot die mate dat ons vandag kan praat van die Derde Vryheidsoorlog. 'n Oorlog met andere middele, maar met dieselfde doelstelling, naamlik die vernietiging van die Afrikanervolk.

HOOFSTUK 2

# Die Bitter Begin

**Vernietig Afrikaner nasionalisme...**

Die Britte het die militêre stryd gewen, en die Afrikaners het hulle vryheid verloor. Dit was egter toe reeds aan almal duidelik dat die Afrikaners, alhoewel militêr verslaan en ekonomies verarm, se gees nie geknak was nie. Dit sou slegs 'n kwessie van tyd wees voordat hulle weer sou opstaan. Dit was vanweë hierdie feit dat die imperialiste onder aanvoering van Lord Milner en Lord Selborne alles in die stryd sou werp om hul winste te verskans. Die manier waarop hulle dit sou doen, was deur Suid-Afrika te verenig. In so 'n verenigde Suid-Afrika sou die raamwerk geskep word waarbinne die Afrikaner uiteindelik finaal vernietig sou word.

Dit is inderdaad geldig om te beweer dat die oorlog gevoer is met vereniging as die uiteindelike doel. Die oorlog sou die raamwerk, wat nie op ander maniere totstand gebring kon word nie, skep vir vereniging. Die gevolg van hierdie oorlog was dan ook dat daar in Suid-Afrika vier aparte Britse kolonies was i.p.v. twee kolonies en twee republieke. Hierdie feit was deurslaggewend vir die totstandkoming van die Unie. As in ag geneem word dat die Britse Federasiestrewe reeds terugdateer tot die begin van die tweede helfte van die negentiende eeu, dan word dit duidelik dat, nieteenstaande die grootskaalse propagandaveldtog en die skynredes wat aangevoer is, die



kwessie van vereniging (sy dit in die vorm van unie of federasie) een van die belangrikste redes vir die oorlog was. Op sy beurt was dit gekoppel aan die hele konsep van Britse Oppermag (Paramountcy) op die sub-kontinent. Dr G.D. Scholtz sien die aangeleentheid soos volg: "Dit word spoedig duidelik dat 'n mens tot die Groot Trek moet teruggaan om die rede vir die Tweede Vryheidsoorlog na te spoor. Dan word een groot lyn gevind wat agtereenvolgende Britse regerings oor 'n tydperk van meer as veertig jaar lank gehandhaaf het teenoor die Afrikaners wat Republikeine geword het. Dit was om te verhinder dat die Republikeinse Afrikaners daarin sou slaag om 'n oorheersende rol in Suid-Afrika te speel. Daarom moes hul polities en ekonomies swak en magteloos gehou word. Steeds het Brittanje in 'n sterk republikeinse Afrikanerdom 'n bedreiging vir sy strategiese en ekonomiese belange in Suid-Afrika gesien. So iets moes teen elke prys verhinder word." (Scholtz, 1977, p. 545).

Hierdie siening word gedeel deur prof S.J. Marais met die volgende woorde: "Die Boere het geveg omdat hulle geglo het dat hulle geen alternatief gehad het as hulle hul onafhanklikheid wou behou nie. Die Britte het hulle tot die uiterste gestoot omdat hulle gevoel het dat daar in Afrikanernasionalisme 'n bedreiging was vir die oppermagtige posisie van Groot Brittanje in Suid-Afrika."

Belangriker as die siening van hierdie twee historici was die uitsprake van die twee leidende imperiale figure van die tyd. Lord Selborne wat Lord Milner se opvolger was, en die persoon wat daarin geslaag het om die verenigingsbeweging aan die gang te kry in 1907, was reeds heelwat vroeër by die probleem betrokke. Reeds op 30 Maart 1896 het hy 'n memorandum die lig laat sien waarin uitsprake soos die volgende verskyn: "As ons daarin kan slaag om die hele Suid-Afrika te verenig in 'n konfederasie, soos Kanada, onder die Britse vlag, dan is daar 'n moontlikheid dat Suid-Afrika nie 'n tweede Verenigde State sal word nie". (Ibid., p. 546).

Uit hierdie uitspraak blyk die vrees dat die Afrikaner daarin mag slaag om die hele Suid-Afrika los te maak van die Britse Ryk, duidelik. Dit moes ten alle koste verhoed word, en die Afrikaner moes dus vernietig word. Die ander prominente figuur was natuurlik Lord Milner self. Hy het 'n leidende rol gespeel in die stryd wat teen die eeuwenteling in Suid-Afrika afgespeel het. Daar is min twyfel dat sy imperialisme ook een van die grootste oorsake was van die oorlog wat op die Afrikaners afgedwing is. Die skrywer Thomas Pakenham gee sy doelstellings soos volg weer: "Milner self het geen voorneme om 'n kompromis met Kruger aan te gaan nie. Hy het hom 'hart en

siel' by die Uitlanders geskaar. Die spel is die 'groot spel om baasskap in Suid-Afrika'. Hy is van plan om dit te wen. Sy plan is om die ZAR te annekseer. Hy sal dit as 'n Kroonkolonie bestuur, min of meer soos sy ou hoof, Cromer, Egipte bestuur. Dis alles deel van die groter spel waarvolgens die Blanke Ryk gefedereer moet word. Hy sal "n plek in die geskiedenis beklee so groot soos die man wat die Amerikaanse Grondwet opgestel het, of die skeppers van die Verenigde Duitsland'. Dit is Milner se lewensdrome." (Pakenham, 1981, p. 68).

Hierdie interpretasie word bevestig deur Milner self met die volgende woorde: "Die geskiedenis van Suid-Afrika is 'n voorbeeld. Met die optrek van die skouers, min wetende wat dit beteken, het ons toegelaat dat 'n vreemde vlag in die Britse verdedigings-ring gehys word. Daardeur is vreemde indringing en invloede toegelaat en ons het spoedig tot op die nippertjie gekom om die hele Suid-Afrika vir die ryk te verloor. Dit het 'n lang en kritieke stryd gekos, met geweldige offers, om selfs die moontlikheid te behou dat die land eendag 'n 'vrye lid' van die Britse Imperiale Unie mag word." (Milner, 1903, p. 27).

Omdat die Imperialiste gestreef het na die vereniging van die hele Suid-Afrika onder die Britste vlag, was die bestaan van die twee onafhanklike Boererepublieke, die Transvaal en die Vrystaat, vir hulle struikelblokke in die weg na die bereiking van hul doel. Die Tweede Vryheidsoorlog is dus redelik doelbewus gebruik om die raamwerk te skep vir uiteindelike Suid-Afrikaanse vereniging onder die Britse vlag.

**Lord Milner en vereniging**

Dit gebeur soms in die geskiedenis dat die ontwikkeling van 'n spesifieke situasie grootliks voor die deur van een persoon gelê kan word. So was byvoorbeeld die vereniging van Duitsland grootliks die werk van Otto von Bismarck. Die spesifieke ontplooiing van die Suid-Afrikaanse politiek teen die einde van die negentiende en die begin van die twintigste eeu kan grootliks voor die deur van een man gelê word: Lord Alfred Milner. Soos voor die oorlog het hy ook direk na die oorlog die eerste inisiatiewe ten gunste van vereniging geneem.

**Milner die Mens**

Die omvang van Milner se invloed op die Suid-Afrikaanse politiek is bepaal deur die mens wat hy was. Op 5 Mei 1897 het die destyds nog betreklik



onbekende Sir Alfred Milner in Kaapstad aangekom om twee ampte te vervul. Eerstens was hy Goewerneur van die Kaapkolonie, en tweedens Britse Hoë Kommissaris in Suid-Afrika.

Op daardie stadium was hy 43 jaar oud. Hy het aan Oxford gestudeer en het in 1877 gegradueer. In 1881 is hy tot die balie toegelaat waar hy onder andere die assistentredakteur van die 'Pall-Mall Gazette' gword het. Hy het egter politieke ambisies gehad en is in 1889 aangestel as ondersekretaris van Finansies in Egipte. Teen die tyd dat hy as Hoë Kommissaris aangestel is, was hy ook die voorsitter van die Raad vir Binnelandse Inkomste in Engeland.

Hy was egter nie net 'n man met politieke ambisies nie, hy was ook 'n man met baie spesifieke politieke ideale. Dit was hierdie ideale, en veral die manier waarop hy gepoog het om hulle te verwesenlik, wat 'n onuitwisbare merk op die Afrikanervolk gemaak het. Want hy was bereid om bloedspore oor die Afrikanervolk te trap om hulle te verwesenlik. Op 18 November 1897 is die volgende van hom gesê: "Die kragtigste idee wat sy lewe beïnvloed het, was die geloof dat as die verskillende dele van die Britse Ryk saamgevoeg kon word tot 'n grootse nasie, of konfederasie van nasies, dit 'n grootse prestasie in die politieke geskiedenis sou wees." (*Pakenham*, p. 499). By geleentheid het hy ook die volgende van homself gesê: "My patriotisme ken geen geografiese, net rassebeperkinge. Ek is 'n imperialis... want ek is 'n Britse ras-patriot." (*Ibid.*, p. 500). Hierdie basiese ideologiese riglyne sou 'n verreikende invloed uitoefen op Milner se siening van, en planne vir Suid-Afrika. Hy was so oortuig van homself, so seker dat sy ideale slegs deur 'n oorlog verwesenlik kon word, dat hy voor die uitbreek van die oorlog, by tye 'bevrees' was dat dit vermy kon word. In der waarheid het Milner geglo dat die menslike gemoed in "skoon lei" was. Hy het idealisties gereik na die groot dinge in die lewe. Hy was lank reeds vasbeslote om die ZAR se weerstand te breek. Dit kon alleen deur oorlog bereik word. Brittanje sou die twee republieke vir die Britse Ryk annekseer. Dit sou uiteindelik die groot Afrikanernasie vir ewig en altyd in duie laat stort. Hy het sy bondgenoot, Percy Fitzpatrick, in sy vertroue geneem, en gesê dat sy uiteindelike oogmerk 'n selfbesturende Blanke gemeenskap was, gesteun deur goed behandelde en billik bestuurde Swart arbeid, van Kaapstad tot aan die Zambezi. Britse-setlaars sou dan die land binnestroom. Dit was die imperiale opdrag, die groot projek: om 'n volk en 'n landskap te omvorm. Dit was die groot taak wat na die oorlog sou volg. "Sy oorlog", soos hy tussen vriende gespog het.

Daar bestaan dus geen onsekerheid oor die ideale wat Milner gekoester het nie. Die oorlog was slegs een van die meganismes wat hy aangewend het om sy ideale te verwesenlik.

**Milner gedurende die oorlog**

Alhoewel Milner 'n deurslaggewende rol gespeel het in die aanloop tot die oorlog, moes hy as Britse Hoë Kommissaris gedurende die verloop van die oorlog effens op die agtergrond tree. Sy frustrasie met hierdie toedrag van sake ten spyt is die hoofrolle nou oorgeneem deur die militêre owerhede. Dit is eers teen die einde van die oorlog dat hy weer na vore begin tree het as die administrateur van die oorwonne republieke.

Reeds in 1901 het Milner na Johannesburg verhuis om as siviele administrateur van die verowerde gebiede op te tree. Met die oorlog in volle swang kon hy egter aanvanklik nie veel uitrig nie. Hy het self die volgende oor sy eie posisie te sê gehad: "Kitchener is absoluut outokraties... Daarvoor gee ek nie om nie, as hy net die oorlog sal beëindig. Ek is heeltemal gewillig om my lyf skraal te hou en my bestuurskap 'n bespotting te laat bly tot daar vrede gemaak is." Nieteenstaande die frustrasie wat geblyk het uit hierdie woorde, het Milner tog aansienlike invloed gehad. Dit was naamlik die inspraak wat hy gehad het in die vredesluiting. Hy het veral gekeer dat Kitchener 'n "vernederende vrede" met die "banditti" sluit. Hy het byvoorbeeld daarop aangedring om die voorgestelde vredesvoorwaardes te keur, alvorens dit na London deurgestuur word vir goedkeuring deur die kabinet.

Die rede vir sy frustrasies en inmenging was die feit dat hy vroeg reeds seker was van die plan van aksie wat hy wou volg. Reeds kort na die uitbreek van die oorlog het hy sy modus operandi begin formuleer, en dit in Desember 1900 in 'n lywige memorandum uiteengesit. Wat hy voorgestel het, was 'n uiters radikale plan van aksie. Dit het in hooftrekke daarop neergekom dat Suid-Afrika heeltemal Brits gemaak moes word, want slegs so kon die posisie van Suid-Afrika in die Britse Ryk verseker word. Hierdie ideaal moes op verskillende maniere verwesenlik word. Die belangrikste was dat die Britse bevolking in Suid-Afrika sodanig deur immigrasie aangevul word dat hulle die meerderheid van die Blanke bevolking sou uitmaak. Verder moes die hele onderwysstelsel verengels word.

"Hollands moet net gebruik word om Engels te onderrig, en Engels vir die res. Taal is die belangrikste, maar nog belangriker is die toon en gees waarin die onderrig oorgedra word. Ek heg veral waarde aan skoolgeskiedenisboeke." (*C.F.J. Muller*, p. 363).



Reeds in 1901 terwyl die oorlog nog aan die gang was het hy begin met die heropbou-proses. So is E.B. Sargant byvoorbeeld in Januarie 1901 aangestel as direkteur van onderwys vir Transvaal en die Oranjerivierkolonie. Hy het skole gestig in dorpe en konsentrasiekampe waar Milner se beleid entoesiasties toegepas is. Na die oorlog het die Onderwysordonnansie van 1903 bepaal dat Engels die enigste voertaal in alle staatskole sou wees.

Die tweede pilaar van sy Brits-Suid-Afrika was die kwessie van immigrasie. Volgens hom was die vermeerdering van die Britse element 'n noodsaaklike voorwaarde alvorens tot die aaneensluiting van die Suid-Afrikaanse kolonies oorgegaan kon word. Dit was volgens hom noodsaaklik dat hierdie verandering in die samestelling van die bevolking binne vyf jaar verwesenlik moes word. Volgens hom moes daar vir elke twee Afrikaners drie Britte wees. Dan sou die land veilig en welvarend wees. In sy woorde moes die Afrikanerdom nooit weer toegelaat word om die Britse gesag in Suid-Afrika in gevaar te stel nie. Hy wou vir hierdie nuwe bevolking 'n heenkome skep in die staatsdiens, die landbou, maar veral in die groeiende stedelike komplekse. Hierdie nuwe immigrante moes eerstens kom van die Britste soldate wat die oorlog gevoer het. Daar moes egter ook 'n spesifieke immigrasiebeleid ingestel word. Die koerant "The Star" het dit destyds soos volg gestel: "Swamp in order to reconcile."

**Milner se Federasiepoging**

Deur middel van die Vrede van Vereeniging het Milner daarin geslaag om volledige beheer oor die Transvaal en die Vrystaat te verkry. Soos egter al meermale gestel is, was sy doelstelling om beheer oor die hele Suid-Afrika te verkry, en die hele sub-kontinent te verenig onder die Britse vlag. Om hierdie doel te verwesenlik was dit eerstens, volgens sy siening, noodsaaklik om ook volle beheer oor die Kaapkolonie te verkry. As Goewerneur van die Kaapkolonie het hy geweet dat hy dit slegs sou kon verkry indien hy daarin kon slaag om die Kaapse Grondwet opgehef te kry.

Namate die einde van die oorlog dus nader gekom het, het hy sy aandag hieraan gewy. Op 31 Januarie 1902 het hy sy redes soos volg uiteengesit: "Ek het geen twyfel in my gemoed nie, dat die Boere (Dutch), vir 'n tydperk in elk geval, sal poog om deur die politiek te herwin wat hulle op die slagveld verloor het, en dat die Kaapkolonie hul nuwe sentrum sal wees nie." (*Scholtz*, p. 355).

Op dieselfde dag as die vredessluiting het Milner weer by Chamberlain aangedring dat die Kaapse Grondwet opgeskort moes word. Chamberlain het egter geweier aangesien hy besef het dat hy groot teestand van Brittanje sou kry vir so 'n daad, maar ook dat die Kapenaars hard sou veg vir hulle regte. Die moontlikheid het bestaan dat ook die Kaap van die Britse Ryk vervreem kon raak.

Gelyktydig met hierdie poging om die Kaapse Grondwet herroep te kry het Milner sy posisie in die twee nuwe kolonies versterk. Hy het dit veral gedoen deur die beheer wat hy nou oor die noordelike spoorwegstelsels uitgeoefen het. Hy het die spoornetwerke van die twee kolonies verenig in die 'Central South African Railways'. In Desember 1901 het hy ook 'n werksooreenkoms met die Portugese regering aangegaan vir die gebruik van Delagoabaai as hawe. Hierdie suksesse het Milner in 'n baie sterk posisie teenoor die res van Suid-Afrika geplaas, veral omdat hy nou ook 'n groot surplus inkomste tot sy beskikking gehad het. Lord Milner het van sy sterk posisie gebruik gemaak om, soos Lord Carnarvon 'n kwarteeu te vore, 'n federasie van bo af op Suid-Afrika te probeer afdwing.

Dit was nie net die kwessie van Kaapse selfbestuur wat vir hom 'n doring in die vlees was nie. Reeds gedurende die oorlog het hy alle moontlike invloed gebruik om te keer dat selfbestuur te vinnig aan Transvaal en die Vrystaat toegeken word. So was dit op sy aandrang dat daar tydens die Vredesooreenkoms nie besluit is op 'n datum vir die implementering van selfbestuur nie. Ten spyte daarvan was hy die heeltyd bevrees dat selfbestuur "te gou" aan die twee nuwe kolonies geskenk sou word m.a.w. alvorens hy sy verreikende planne vir die sub-kontinent kon verwesenlik. Dit sluit in die kwessie van 'n Britse bevolkingsmeerderheid en 'n federasie. Die selfregerende Kaap het vir hom 'n groot struikelblok geword. Hy het byvoorbeeld beweer dat die Kaapkolonie verantwoordelike bestuur vyftig jaar te vroeg ontvang het.

Kroonkoloniebestuur in die Kaap sou ideaal by sy planne ingepas het. Nog voor 1903 het dit egter duidelik geword dat daar van sy beoogde opskorting van die Kaapse Grondwet niks tereg sou kom nie. Daarmee was sy Federasie-skema so te sê van die baan. Ten spyte hiervan het hy nogtans vir die Noorde 'n soort hegter aaneenskakeling probeer bewerkstellig. Hy het die 'Inter Colonial Council' gestig wat hom moes help met die administrasie van die CSAR en ander gemeenskaplike belange. Milner wou sy planne verwesenlik m.b.v. die inkomste wat die myne en spoorweë sou oplewer. Toe hierdie inkomste nie aan die verwagtinge voldoen nie, kon hy sy planne





*Sjinese mynwerkers per trein op pad na die Rand.*

nie ten uitvoer bring nie. So het hy byvoorbeeld Sjinese arbeiders ingevoer om die myne te help winsgewend maak. Op die ou end was dit 'n polemiek rondom die Sjinese wat Milner tot 'n val gebring het. Op 12 Maart 1905 is 'n mosie van afkeuring teenoor Milner in die Britse Laerhuis aangeneem en dit was die einde van Milner se politieke loopbaan.

In April 1905 het Milner Suid-Afrika verlaat en is hy opgevolg deur Lord Selborne. Nieteenstaande die ywer waarmee hy hom gewy het aan 'n ideaal waarvoor hy nie gehuiwer het om 'n oorlog af te dwing nie, kon Milner nie daarin slaag om 'n federasie tot stand te bring nie. Hy het egter tog 'n bydrae gelewer tot uiteindelike vereniging. So het hy byvoorbeeld in Maart 1903 die vier kolonies, drie Hoë-Kommissaris-gebiede en Suid-Rhodesië oorreed om 'n tolunie te stig. Verder was daar ook die 'Naturelle-Sake Kommissie' (1903 – 1905) wat 'n bydrae gelewer het tot 'n eenvormige Swart beleid.

By sy vertrek in 1905 was vereniging nog nie nader as in 1902 toe hy volle beheer oor die noordelike kolonies verkry het nie. Hy kon dus nie daarin slaag om sy groot ideaal, waarvoor hy alles veil gehad het, naamlik 'n Unie van Suid-Afrika onder 'n Britse vlag te verwesenlik nie. Die eerste verenigingspoging van die na-oorlogse jare het misluk, maar die fondament is gelê, en sy opvolger, Lord Selborne sou meer sukses behaal.

### Lord Selborne

In April 1905 het Lord Selborne vir Milner opgevolg as Hoë Kommissaris in Suid-Afrika en Goewerneur van die Transvaal en Oranjerivierkolonies. Die vraag is dus of sy sieninge ingrypend van die van Milner verskil het. Daar kan gekonstateer word dat hy net so 'n oortuigde imperialis was as Milner. Alhoewel daar 'n besliste verskil in temperament en styl was, het Selborne die meeste van Milner se doelwitte verstaan en ondersteun. Milner kon dankbaar gevoel het, maar nie verras nie, toe die nuwe goewerneur hom meegedeel het: "... ons het albei presies dieselfde doel voor oë." (*Denoon*, p. 214).

Ook sy betrokkenheid by die Jameson-inval was 'n duidelike teken van wat Selborne se gesindheid was. Die belangrikste was natuurlik die memorandum wat hy op 30 Maart 1896 opgestel het en waarin sy imperialistiese ingesteldheid duidelik blyk. Hy verklaar: "die sleutel tot die toekoms van Suid-Afrika is in die Transvaal. Dit is die rykste gebied op aarde. Dit is die enigste behoorlik-bevolkte gebied in Suid-Afrika en terwyl die bevolkings van die Kaapkolonie, Natal en Rhodesië slegs stadig sal vermeerder, sal die bevolking van Transvaal met rasse skrede groei. Transvaal gaan by verre die rykste en mees dig bewoonde gebied in Suid-Afrika wees. Dit gaan die natuurlike hoofstaat en sentrum van die handels-, sosiale- en politieke lewe wees." (*Robinson*, p. 434). Om hierdie rede moes die Transvaal ten alle koste ingepalm word, selfs al sou dit tienduisende lewens kos.

Uit al hierdie gegewens is dit duidelik dat daar geen onsekerheid kan bestaan oor Lord Selborne se imperialistiese gesindheid nie. Reeds sowat tien jaar voordat hy na Suid-Afrika gekom het as Hoë Kommissaris het hy ten doel gehad 'n verenigde Suid-Afrika onder die Britste vlag.

### Milner se nalatenskap (aan Selborne)

Nieteenstaande Lord Selborne se sterk imperialistiese gesindheid moet daar nie die indruk geskep word dat hy as enkeling geslaag het waar Milner misluk het nie. As Milner se opvolger in Suid-Afrika het hy ook die erfgenaam geword van een van sy voorgangers se belangrikste "instellings". Dit was naamlik die sogenaamde "Milner se Kindergarten". Dit was 'n aantal jong Britte, almal Oxford-gegradueerdes, wat Milner ingevoer het om hom te help met sy verreikende ideale. Onder hulle was manne soos R.H. Brand, P. Duncan en L. Curtis. Na die vertrek van Milner in 1905 het die meerderheid van die manne in Suid-Afrika agtergebly, omdat hulle



gemeen het dat hulle hier 'n besondere taak moes verrig. Dit was om Suid-Afrika sodanig te verenig dat hy vir die Britse Ryk veilig sou wees.

Dit was vir hulle duidelik dat hulle sou moes afsien van Milner se werkswyse; hul doelstellings het egter onveranderd voortgegaan. Vir hierdie Milner-volgelinge het die toekenning van Verantwoordelike Bestuur in die Transvaal, en die herlewing van Afrikaner politieke mag, nie noodwendig die finale ineenstorting van Britse belange beteken nie. Milner se drome vir Suid-Afrika kon nog steeds verwesenlik word... deur gebruik te maak van ander metodes as die waarvan Milner gebruik gemaak het. Dit was waar dat die veranderende omstandighede sedert Milner se aftrede alle moontlikheid van Britse beheer oor die *geleidelike* ontwikkeling van 'n Brits-georiënteerde bevolking deur die 'ekonomiese oorvloei' van die myne, vernietig het. Maar nuwe taktieke het nou bestaan en die jong manne het in 1906 geglo, dat dit in effek dieselfde resultate sou hê, nl. die onmiddellike konsolidasie van die verskillende gebiede van Brits-Suid-Afrika tot een geheel. *Alhoewel unifikasie die Boere aanvanklik gesag sou laat uitoefen oor die hele Suid-Afrika* sou dit, het hulle geglo, ironies genoeg, *hul uiteindelike politieke val veroorsaak.* (*Nimocks*, p. 75).

Hierdie nuwe Unie sou dus tot stand gebring moes word juis om die Afrikanervolk se uiteindelike val te weeg te bring. Dit is op hierdie grondslag, nieteenstaande die pragtige retoriek, dat die beweging ten gunste van uniewording geloods is.

### Die Selborne-Memorandum

Daar kan dus geen twyfel bestaan oor waarom dit so noodsaaklik vir die imperialiste en die liberaliste was om 'n unie tot stand te bring nie. Met die toekenning van Verantwoordelike Bestuur aan Transvaal en die OVS was dit egter nie meer moontlik om openlik vereniging te propageer as "'n manier om die val van die Afrikanervolk te verseker" nie. Om hierdie rede het die Britte, wat nog altyd meesters van politieke manipulasie was, ander redes uitgedink en aan die Afrikaner voorgehou – op dieselfde manier as waarop skynredes uitgedink is om die Transvaal tot oorgawe te dwing of tot oorlog te dwing. Hierdie keer was daar egter nie 'n President Kruger om vas te skop nie. President Steyn was 'n sieklike man, geknak deur die oorlog, en hy kon nie meer leiding gee nie. Die leiding het op die generaals geval en hulle militêre vaardigheid het nie van hulle bedrewe politici of selfs Afrikanernasionaliste gemaak nie, soos die geskiedenis nog sou aantoon. Die eerste rede wat deur die imperialiste aangevoer is, was dat dit reeds op daardie stadium duidelik was dat oorlogswolke in Europa besig was om saam te

pak. Dit was dus vir Engeland van groot belang dat die Britse gebiede in Suid-Afrika so gou as moontlik moes verenig sodat hulle dan hul moederland in die komende stryd kon bystaan.

Tweedens was daar ook nog dwingende interne redes wat die pad begin voorberei het vir Suid-Afrikaanse vereniging. Ironies genoeg was hierdie probleme basies dieselfde as dié waarmee die verskillende gebiede voor die oorlog te kampe gehad het. Dit was oorwegend ekonomies van aard en het gesentreer om die Transvaal se ekonomiese heerskappy. Dit het reeds kort na die oorlog duidelik geword dat Milner homself, ironies genoeg, in die posisie bevind het dat hy moes voortgaan met Kruger se voor-oorlogse ekonomiese beleid. Die ooreenkoms wat Milner met die Portugese aangegaan het, het 'n herlewing van die ou spoorwegoorlog tot gevolg gehad, waarvolgens elke kolonie gewedywer het vir elke ton Transvaalse vrag. Die Tolunie wat in 1903 onder Milner se beheer gestig is, was ook nie 'n ongekwalifiseerde sukses nie. Daar was voortdurende stryd oor die doeanetariewe. By die Tolunie-konferensie in 1906 in Pietermaritzburg moes die tariewe weer hersien word. By hierdie geleentheid het Transvaal egter ook kennis gegee dat hy op 30 Junie 1908 van die Tolunie gaan onttrek.

Hierdie kennisgewing het dadelik 'n geskarrel veroorsaak omdat die ander kolonies ekonomies so afhanklik van die Transvaal was. Al hoe meer mense het politieke vereniging gesien as die enigste hoop om die ekonomiese moeilikhede op te los.

Saam met hierdie ekonomiese probleme wat op die voorgrond getree het, het die rassevraagstuk ook nou dringende optrede vereis. In 1906 het 'n Zoeloe-opstand in Natal uitgebreek. Die onluste het sulke afmetings aangeneem dat die kolonie nie in staat was om die situasie self te hanteer nie. Altesame 30 Blankes en 3000 Zoeloes is gedood in hierdie sogenaamde Bambata-rebellie, wat sy oorsaak klaarblyklik nie bloot in belastinggriewe gehad het nie, maar eerder in wydverspreide ontevredenheid onder die Zoeloes oor Natal se Naturellebeleid. Koppel hieraan die toenemende probleme wat Transvaal gehad het met die instroming van Indiërs vanaf Natal. In 1906 het ook die Indiërs tot verset oorgegaan, maar wel tot lydelike verset onder leiding van Mahatma Gandhi.

Al hierdie probleme het veroorsaak dat daar 'n vrugbare teëlaarde vir die Selborne-memorandum geskep is. Dit het die idee laat ontstaan dat al hierdie probleme slegs opgelos kon word deur 'n breë politieke akkommodasie, d.i. 'n verenigde Suid-Afrika onder die Britse vlag.



**Gekonkel agter geslote deure**

Dit was natuurlik net waarvoor Milner se Kindergarten gewag het. Hulle sou al hierdie redes gebruik om daardie vereniging, waarvoor hulle al so lank gewerk het te verwesenlik.

Dit was dus nie verbasend dat dit Lionel Curtis was wat die saak die eerste keer aangeroer het nie, toe hy dit met die Kaapse Eerste Minister, Jameson bespreek het. (Dieselfde een wat vroeër jare die inval in Transvaal geloods het).

Nog voordat Lionel Curtis egter met Jameson en ander koloniale leiers gaan onderhandel het, het hy al klaar sy memorandum opgestel gehad. Daar kon egter nie openbaar gemaak word dat dit 'n vooraf gekookte ding was nie, daarom sou daar van 'n skelm manier gebruik gemaak word. Jameson het dit opgelos deur 'n amptelike brief aan Selborne te skryf en hom, as Britse Hoë Kommissaris, te vra om "die situasie te ondersoek en die vier regerings te adviseer hoe om die inherente gevare te vermy". Selborne het geantwoord deur 'n memorandum aan al die Suid-Afrikaanse regerings te stuur. (*Vermooten*, p. 16).

Binne 'n kort tydjie het twee dokumente Lord Selborne dus bereik. Die eerste was die brief van Jameson, wat hy aan al die regerings gestuur het, en die tweede, die memorandum van Lionel Curtis. Al die regerings wat die brief van Jameson ontvang het, het die begeerte uitgespreek dat Selborne die oorsig, soos deur die Kaapse regering aangevra, moes opstel. Die oorsig wat Selborne daarop op 7 Januarie 1907 aan die betrokke regerings en die Britse regering gestuur het, was die memorandum van Curtis. (*Van Jaarsveld*, p. 176).

Hier is dus duidelik sprake van openlike oneerlikheid en gekonkel. Deur op hierdie wyse te werk te gaan, is 'n lokval vir die ander regerings gestel. Hulle is subtiel gelei om te vra vir 'n oorsig, min wetende dat hulle 'n voorafvervaardigde stuk propaganda sou kry uit die stal van Milner se Kindergarten. Omdat hierdie memorandum ook nog onder Selborne se eie naam die wêreld ingestuur is, is die oorsprong daarvan gekamoefleer en is daaraan 'n gesaghebbendheid verleen wat dit andersins nooit sou gehad het nie.

Die inhoud van die memorandum is nie hier van belang nie omdat dit slegs 'n sameflansing is van al die geykte imperialistiese argumente wat al vir meer as twintig jaar in die omloop was. Dit is egter wel hier gepas om na

sekere grepe daaruit te verwys. Die eerste is die openingstrofe waarin Lord Selborne hierdie misleidingspolitiek tot nuwe hoogtes van gesofistikeerdheid sou voer. "Dit is my oortuiging dat geen gesonde beweging ten gunste van federasie kan kom van enige bron behalwe die mense van Suid-Afrika self nie. Maar, as daar vir my gevra word, deur diegene wat die mees verteenwoordigende posisies in die land beklee, om sodanige inligting te voorsien wat in my besit is, ter inligting van die mense van Suid-Afrika, dan is dit duidelik my plig om aan die versoek te voldoen." (*Van Jaarsveld*, p. 176).

Hy spreek hierdie woorde uit wel wetende dat daar 'n omvangryke geheime 'komplot' bestaan om vereniging af te dwing, en dat hy self deel is van hierdie komplot.

'n Volgende gedeelte is die slot waarin hy die volgende sê: "In die verlede is Suid-Afrika deur die omstandighede rondgeskop en het daar geen nasionale regering bestaan wat dit effektief kon rig tot 'n nasionale strewe nie. Die toekoms van Suid-Afrika sal dit wees wat deur Suid-Afrikaners verdien word." (*Ibid.*, p. 176). Hierdie uitspraak is deur talle persone, onder andere Merriman, so geïnterpreteer dat indien Suid-Afrika nie uit eie wil wou verenig nie, die Imperiale Regering dit vir hom sou doen.

**Die Uitwerking van die Memorandum**

Die vraag wat die uitwerking van die memorandum was, is nie maklik om te beantwoord nie. Sommige historici stel dit egter soos volg: "Dit is allerweë as 'n keerpunt beskou. Die Selborne Memorandum was 'n knap stuk werk en dit het 'n diep indruk gemaak. Dit het die voorstanders van staatkundige eenwording die nodige argumente gegee en steun het nie uitgebly nie."

Die inter-koloniale doeanekonferensie, wat allerweë as die keerpunt beskou is, is toe vanaf 4 tot 9 Mei 1908 in Pretoria gehou en vanaf 26 tot 27 Mei 1908 in Kaapstad. Dit is hierdie vergadering wat momentum gegee het aan die gebeure waardeur unifikasie later tot stand sou kom. Op hierdie konferensie het Genl Smuts ses voorstelle ingedien wat deur Merriman gesekondeer is, en eenparig aanvaar is.

a. dat die belange van Suid-Afrika die beste gedien kan word deur die vroeë unifikasie, onder die Britse Kroon, van die selfregerende Suid-Afrikaanse kolonies;

b. dat daar later besluit sal word oor die insluiting van Rhodesië hierby;



c. dat die parlemente van die onderskeie kolonies afgevaardigdes sal stuur na 'n nasionale konvensie wat as doel sal hê die opstel van 'n konsep-grondwet;

d. dat die Kaap twaalf afgevaardigdes na die konvensie sal stuur, Transvaal agt en Natal en die Oranjeriwierkolonie vyf elk;

e. dat die konvensie so spoedig moontlik 'n konsep-grondwet sal publiseer;

f. dat daar op die konvensie hoofdelik gestem sal word en nie per staat nie, en dat die voorsitter, wat 'n beslissende stem sal hê, uit die lede self gekies sal word.

**Die rol van Afrikaner-leiers**

Daar bestaan geen twyfel daaroor dat die Britse imperialiste doelbewus 'n vereniging wou afdwing met die doel om die Afrikaner ten gronde te rig nie. Tog kan gevra word wat die rol was wat deur die nuwe Afrikaner politieke leiers gespeel is. Hulle sou tog seker deur hierdie hele skema sien en dit verwerp?

Hierdie leiers was egter nou eenmaal nie President Kruger nie. Hulle was nie meer volksleiers nie, maar bloot politieke leiers. Die Vrystaters soos Generaals Hertzog en De Wet wou nog wal gooi, maar hulle is heeltemal oordonder deur die Transvaal. Ook President Steyn het aanvanklik baie negatief gereageer op die Selborne Memorandum. Hy stel sy kritiek soos volg: "Die hele pamflet is kru, vol retoriek en swak geskiedenis. As ek hom reg verstaan is sy grooste rede vir federasie om te verhoed dat die Imperiale regering inmeng." (*Scholtz*, p. 538).



*Genl. Louis Botha en genl. Jan Smuts*

Namate die hele unifikasie-poging aan momentum toegeneem het, het ook hy hom egter ten gunste daarvan uitgespreek.

'n Mens moet egter in ag neem dat hy toe reeds 'n sieklike man was wat nie meer in die praktiese politiek gestaan het nie. Die groot probleem het egter in Transvaal gekom waar die nuwe party-politici reeds hul ware kleure begin wys het. Reeds teen 1909 was dit duidelik dat Generaals Botha en Smuts toenemend verwyderd geraak het van die volk, maar hulle was verkies en daar was geen manier om hulle uit te kry nie.

Hoe omvattend hierdie verwydering was, word duidelik uit die volgende aanhaling: "Die Kindergarten en die Transvaalse Boere – in besonder Smuts – het gou hul vorige bitterheid opsy geskuif en begin saamwerk in die belang van nadere vereniging. Vir hierdie doel het Curtis en sy redaksionele komitee hul statistiese verslae en gevolgtrekkings aan Smuts beskikbaar gestel... In sy beskrywing van die aktiwiteite van die navorsingskomitee het Curtis die volgende gesê: 'Ons vind dat die Transvaalse regering nou hul hande uithou vir ons resultate. Ons help hulle op elke manier denkbaar en ons diagramme en tabelle word gekopieer en aan Smuts gestuur'." (*Nimocks*, p. 105).

Hier vind ons dus dat Afrikanerleiers hand aan hand werk met Milner se aanhangers om vereniging deurgevoer te kry. Hulle werk saam met dieselfde mense wat die Afrikanervolk in 'n oorlog ingedwing het en hulle meer as 33 000 lewens gekos het. Dit wat in die tyd van President Kruger ondenkbaar was, het nou gebeur: die Afrikaners kon nie meer hul eie leiers vertrou nie. Dit sou hulle egter 'n geruime tyd neem om dit agter te kom. So omvattend was hierdie verraad dat dit meer deurslaggewend was as selfs die Selborne-Memorandum. Dr G.D. Scholtz beskou die Selborne Memorandum in die volgende lig: "Dit sal nie nodig wees om lank daarby stil te staan nie, aangesien die uitwerking daarvan op die verdere gang van sake minimaal was." Volgens Scholtz was die rede vir vereniging nie die Selborne-Memorandum nie maar die posisie van Generaal Smuts. Daarom was dit so 'n uiters paradoksale toestand dat die grootste voorstander van 'n verenigde Suid-Afrika juis in die Transvaal met politieke mag beklee was. Dit was Smuts. Dit bring 'n mens dan ook by die tweede rede waarom dit in 1908 met die voorstanders van unifikasie so voor die wind gegaan het. Smuts en Botha kon die ekonomiese wapen gebruik – nie om die Transvaal volkome van die ander dele los te maak nie maar inteendeel om hulle op onlosmaaklike wyse saam te bind. Was Smuts nie 'n Transvaler nie, moet dit as hoogs twyfelagtig beskou word dat die Unie van Suid-Afrika reeds in 1910, agt jaar na die oorlog, tot stand sou gekom het. Met hom as die politieke leier en met hom as die belyer van die holistiese filosofie sou egter eenvoudig alle struikelblokke oorwin word.



**Die Afrikanervolk in die Britse eenheidstaat.**

Die grootste ironie is dus dat hierdie Britse Imperiale strewe uiteindelik deur Afrikanerpolitici deurgevoer is. Na die aanvaarding van die 'Suid-Afrika-Wet' deur die Britse parlement het die Unie van Suid-Afrika tot stand gekom. Die volk is nie 'n enkele keer gevra om 'n mening te lug oor hierdie ingrypende stap nie. Die politici het outonoom opgetree en die volk is nie 'n keuse gegee tussen unifikasie en die herstel van hulle republikeinse vryheid nie. Op 31 Mei (dieselfde dag as wat die Vrede van Vereeniging onderteken is, die datum van Afrikanerneerlaag) 1910 het die Unie sy verskyning op die wêreldtoneel gemaak.

Die 'Afrikanerdom' is verenig, maar daarmee saam is die hele vrag van die Britse Imperiale politiek saam met die Afrikaner in een staat ingedra. Dis ironies hoe dieselfde politici wat so entoesiasties was oor uniewording, sedertdien die een futiele poging na die ander aangewend het om te ontkom aan die wrange gevolge van daardie unie.

Daar bestaan vandag by die meeste Afrikaanse geskiedskrywers die neiging om die unifikasie van Suid-Afrika voor te stel as 'n grootse, selfs heroïese gebeurtenis. Sommige gaan selfs sover om te beweer dat dit ander historiese gebeure soos die Groot Trek en twee vryheidsoorloë in die skadu stel. Hulle poog selfs om daaraan 'n onafwendbare kleur te verleen en stel dit voor as 'n natuurlike en spontane gebeurtenis.

Die werklikheid van die situasie is egter heelwat anders. Die strewe na 'n verenigde Suid-Afrika is byna sonder uitsondering 'n Britse strewe, wat inpas by hul politieke tradisie van staatsnasionalisme en liberalisme. Hierdie siening impliseer dat 'n staat nie 'n versinnebeelding van 'n spesifieke volk hoef te wees nie, maar slegs van 'n "bevolking" wat 'n wye verskeidenheid van rasse-groepe kan insluit. Die oorsprong hiervan kan natuurlik gevind word in die Engelse se Imperiale verowering van Skotland, Ierland en Wallis, en die insluiting van daardie gebiede in 'n Britse Verenigde Koninkryk. In Suid-Afrika kan dit minstens teruggevoer word tot by Lord Carnarvon wat bereid was om imperialisme met geweld deur te voer. As Britse Minister van Kolonies was dit ook hy wat die Transvaal in 1877 laat annekseer het. Sedert daardie tyd het hierdie strewe soos 'n goue draad deur die Britse beleid in Suid-Afrika geloop. Carnarvon is opgevolg deur ewe groot ondersteuners van die idee in die persone van Lord Chamberlain, Jameson, Cecil John Rhodes, en laaste maar nie die minste nie Lord Alfred Milner en sy Kindergarten. Instede daarvan om dus 'n

'natuurlike en spontane' ontwikkeling te wees was dit die gevolg van langdurige Britse inmenging, wat selfs oorlog ingesluit het. Uiteindelik was dit die gevolg van intense politieke manipulasie van die kant van Britse politieke figure in Suid-Afrika. Selfs 'n groot mate van politieke oneerlikheid is gebruik. Deur die unie het hulle daarin geslaag om hul roof van die Afrikanervolk se rykdomme te wettig.

Een van die belangrikste lesse hieruit te leer was egter die feit dat die uiteindelike sukses daarvan toegeskryf kan word aan Afrikanerpolitici wat gemene saak gemaak het met die vyand en alles moontlik gedoen het om die volk te mislei. Dit was die tweede keer dat dit gebeur het. Die eerste keer was toe die sogenaamde "Afrikanerbond" van Jan Hofmeyr daarvoor gesorg het dat eers Cecil John Rhodes, en toe sy handlanger Jameson die Premiers van die Kaapkolonie geword het.

In stede daarvan om dus die grootse gebeurtenis te wees waarvan talle historici praat, is dit 'n tragiese gebeurtenis. 'n Nuwe bedeling is gebou op Britse gekonkel... met die pertinente doelwit wat soos volg lui: "alhoewel unifikasie die Boere aanvanklik in beheer van die hele Suid-Afrika sou plaas sou dit ironies genoeg tot hul uiteindelike politieke val lei. (*Nimocks* p. 75). "Vir die Afrikaners was dit inderdaad 'n bitter begin. Dit het ons midde in 'n felle stryd gedompel wat vandag nog nie uitgewoed is nie, en wat oënskynlik nie uitgewoed sal wees alvorens die Afrikanervolk ondergeploeg is – soos wat die Kindergarten voorspel het – of die Unie weereens ongedaan gemaak is nie. Die feit dat dit geskied het met die samewerking van Afrikanerpolitici sou egter in die teken staan van dinge wat sou kom. Vir sewentig jaar sou die Afrikanervolk die sekuriteit, wat hy binne sy eie volkstate ervaar het, soek binne party-politieke verband... maar sou hy male sonder tal deur dieselfde partye in die steek gelaat word.



HOOFSTUK 3

# Van Botha tot Botha

Uit dit wat ons dus reeds te wete gekom het van die party-politieke stelsel, en die professionele politici wat deur die stelsel opgelewer word, kan gesien word hoe min vertroue die Afrikaner inderdaad in hierdie stelsel kon gehad het. Ons volk was egter nou knie-diep in die eenheidstaat Suid-Afrika ingegooi en dit was 'n kwessie van swem of sink. Die enigste meganismes wat tot ons beskikking was, was juis die politieke partye. Vir ons vyande was daar ook nog een verdere voordeel. Met die party-politieke stryd wat gepaardgaan met die stelsel is ons aandag altyd effektief afgelei van die werklik belangrike vraagstukke. In die woorde van 'n Duitse generaal: "Wir sieg uns tot" (Ons wen ons dood). Soveel verkiesingsoorwinnings, en steeds bly die finale oorwinning uit.

### Goed begonne...

Reeds voor die totstandkoming van die unie was die Afrikaner in die verowerde Transvaal en Vrystaat dus ook nou verplig om politieke partye te stig om hul belange te bevorder en te handhaaf. (Dit word treffend beskryf in "Spykers met Koppe" J. Steinmeyer, hoofstuk 4.) In Transvaal het hierdie nuwe verwikkeling onder die aanvoering van Generaal Louis Botha gestaan. Reeds in Julie 1903 is daar 'n groot vergadering te Heidelberg gehou. As uitvloeisel van hierdie vergadering het die "Het Volk" party in 1904 tot stand gekom.

In die OVS het dieselfde ontwikkeling hom afgespeel, wat uiteindelik uitgeloop het op die stigting van die "Orangia Unie" onder leiding van Generaal Hertzog. Hierdie party, veral onder Hertzog se sterk leierskap, sou hom kragdadig beywer vir die belange van die Afrikaner. In die Transvaal het dit egter nie lank geduur voordat die "Het Volk" party onder leiding van Louis Botha geleidelik weg beweeg het van die volksideale nie. So het Botha selfs President Kruger se laaste boodskap geherinterpreteer om sy nuwe beleidsrigtings te pas. Hy het onder andere die volgende daaroor gesê: "Uit zijn graf roept hij ons tot verzoening, tot die onderlingen samenwerking van alle Blanken die alleen dit land zal groot maken en zijn ideaal verwesenlijken." (*Coetzee*, p. 331).

Terwille van hierdie standpunt van konsiliasie en versoening is die een toegewing na die ander gemaak t.o.v. die belange en ideale van die Afrikanervolk. Reeds in 1905 het Generaal Botha met betrekking tot die koalisie-ooreenkoms wat die leiers van "Het Volk" met die "Responsible Government" Party gemaak het, verklaar: "samewerking ist hoofd doel en om de beide Blanken rassen een natie te maken (Applous)... Beginselkwesties zijn hoofdoorzaken waardoor Boer en Brit tans verdeeld zijn. En ik kan u zeggen dat't Hoofd Komitee zijn beginselen achterhoudt, omdat zijn doel is Boer en Brit te zamen te brengen..." (*Ibid.*, p. 335).



*DIE EERSTE KABINET VAN DIE UNIE*

*Voor (van links na regs): Sen. (dr.) C. O'Grady Gubbns, J.W. Sauer, genl. Louis Botha, Abraham Fischer en kol. Leuchars.*
*Agter: Genl. J.C. Smuts, sir David de V. Graaff, Henry Burton, H.C. Hull, genl. J.B.M. Hertzog en F.S. Malan.*



Hierdie beleid van weergalose versoening waarin Afrikanerbelange en beginsels die onderspit moes delf het nie net gegeld t.o.v. die plaaslike Engelse nie maar ook t.o.v. die verbintenis met die Britse Ryk. Reeds in 1906 het Botha die volgende gesê: "De wereld zal zien dat dese regering even jaloers is, en naarstig voor de eer van de vlag die over ons waait, als enig ministerie ooit zal kunnen zijn." (*Van Jaarsveld*, 1966, p. 144).

Alhoewel 'n mens moet aanvaar dat hy lid was van 'n volk wat pas 'n oorlog verloor het, was dit sekerlik nie nodig om so voor die oorwinnaars te kruip nie. Hy het egter nog heelwat verder gegaan as dit, en selfs, in ruil vir Engelse politieke steun, 'n onderwysbedeling ingestel wat in taal, tradisie en wese byna uitsluitlik Engels was. Dit het inderdaad nie veel verskil van die beleid van Milner 'n paar jaar vantevore ingestel het nie. Vir die Afrikaners wat gewoond was aan 'n stelsel waarin hul belange verseker is, het dit as 'n geweldige skok gekom. Louis Botha was aanvanklik in staat om hierdie dinge te doen omdat hy kon aanspraak maak op die lojaliteit van die Afrikaners vanweë sy toonaangewende rol gedurende die pas afgelope Vryheidsoorlog. 'n Verdwaasde volk wat pas verslaan is het verbouereerd toegekyk hoe hulle eens geëerde leier hulle aan die Britse mag verraai. Die kontras tussen hierdie rol van Botha en die een wat deur Hertzog gevul is kon nie in 'n meer skrille kontras teenoor mekaar gestaan het nie.

Hertzog was bereid om 'n hele polemiek te veroorsaak wat onder meer gelei het tot die bedanking van 'n aantal eentalige Engelse inspekteurs van Onderwys, om sodoende vir sy volk 'n onderwysstelsel te beding waarin hul regte gehandhaaf sou word. Nieteenstaande hierdie groot verskille tussen die twee partye is daar ten tye van unifikasie oorgegaan tot samesmelting tussen die "Het Volk" party van Transvaal, die Orangia Unie van OVS, en die Suid-Afrikaanse Party (Afrikaner Bond) van die Kaapkolonie, om tot die stigting van 'n nuwe party, die Nasionale Suid-Afrikaanse Party, te geraak.

Dit was uit die staanspoor duidelik dat hierdie "eenheid ten alle koste" nie sou slaag nie. Reeds kort na samesmelting het die eerste strydpunte ontwikkel. Dit was veral nadat Hertzog homself toenemend geskaar het aan die kant van Afrikanernasionalisme. Dis veral deur die volgende twee uitsprake dat hy hom die onmin van die Engelse op die hals gehaal het: "Imperialisme is voor mij net goed voor zoverre 't dienstig is voor Zuid-Afrika. Waar't in botsing komt met de belangen van Zuid-Afrika ben ik er 'n besliste tegenstander van. Ik ben bereid mijn toekomstige loopbaan als politikus te laten afhangen van deze leer." Dan was daar ook die volgende uitspraak: "Ik ben niet een van degenen die altyd spreken over konsiliatie en

lojaliteit, want dit zijn ijdele woorden die niemand bedriegen. Ik heb altijd gezegd niet te weten wat konsiliatie betekend." (*Van Jaarsveld*, 1966, p. 149).



*Genl. J.B.M. Hertzog*

**Weer van vooraf aan**

Terwyl Hertzog dus homself toenemend verbind het tot Afrikanerbelange het Engelse chauvinisme van krag tot krag gegaan. Vir die Unioniste was die "goeie" Afrikaner die een wat bereid was om sy identiteit, taal en kultuur, prys te gee en die Engelse taal en lewens- en wêreldbeskouing sonder voorbehoud te aanvaar, d.w.s. in die Engelstalige volksgroep op te gaan. Die onaanvaarbare Afrikaner was dié een wat geweier het om dit te doen, en wat sy identiteit binne sy kultuurgroep wou bewaar. Hulle is veral deur die Engelstalige pers "reaksionêres", "fanatici", "ekstremiste" of "rassiste" genoem. Generaal Botha het volgens baie Afrikaners te ver gegaan met sy konsiliasie-beleid. Vir Generaal Hertzog was dit duidelik dat Botha die belange van die Afrikaner verontagsaam en opoffer ten einde populariteit by die opposisie te behaal." (*Van Jaarsveld*, 1969, p. 272).



Teen hierdie tydstip was dit al vir almal duidelik aan watter kant van die verdelingslyn Generaals Botha en Smuts gestaan het. Die gevolg hiervan was dat 'n beginsellose eenheid nie gehandhaaf kon word nie en dat Generaal Hertzog en die Afrikaner-nasionaliste uiteindelik gedwing is om die Suid-Afrikaanse Party te verlaat en weereens 'n nuwe party te stig, naamlik die Nasionale Party. Na hierdie gebeurtenis het die SAP toenemend vervreemd geraak van Afrikanerwaardes en toenemend afhanklik van Engelse stemme. Hierdie was 'n proses wat homself in die toekoms etlike male sou herhaal. In hoe 'n mate hulle wel verwyderd geraak het kon gesien word in die tragiese gebeurtenis wat bekendstaan as die 1914 Rebellie.

**Die party vergeet van die volk**

Dit is nie hier gepas om in breë trekke die ontwikkeling en afloop van die Rebellie te bespreek nie. Die aanleidende oorsake van die Rebellie was die uitbreek van die Eerste Wêreldoorlog en die besluit van Generaals Botha en Smuts om hulle aan die kant van Brittanje in die oorlog te begewe. Hulle het dit gedoen sonder om die volk se mening in te win, maar het tipies volgens die werkswyse van politieke partye die volk doodeenvoudig voor 'n voldonge feit geplaas.

Dit was 'n tipe optrede wat die Transvaalse en Vrystaatse burgers in hul volksdemokrasië nooit sou geduld het nie. As eerste opdrag in die oorlog het Brittanje die regering aangesê om Duits-Wes-Afrika vir Brittanje te gaan verower. Nieteenstaande beloftes van regeringskant dat slegs vrywilligers daarvoor aangewend sou word, het hulle begin met 'n verpligte mobilisasie. Daar was vir die burgers geen ander keuse as om hulle of met hierdie diktatoriale optrede te versoen of om tot gewapende verset oor te gaan nie. In hierdie opsig spreek die protesverklaring van Generaals De Wet en Beyers boekdele:

> Kennisgewing
> Steenbokfontein, 28 Okt 1914
>
> Kennis geschied mits deze aan alle burgers van de De Unie dat nademaal de Regering van de Unie besloten heeft D.W. Afrika te veroveren en op onjuiste berichten en beweringen de Parlementslede van de Z.A. Party het besluit van de Regering hebben bekrachtigd; En daar het Parlement tot die stap overgegaan is zonder het volk daarover te raadplegen, waardoor het volks recht verkracht is geworden;



*Generaal Koos de la Rey*



En nademaal geprotesteerd is geworden tegen de goddeloze inval van Duits Zuid West, tegen een volk dat ons nimmer iets kwaads heeft gedaan maar altijd goedgezind was;
En nademaal de regering het recht van het publiek om op vreedzame wijze hun protest voort te zetten ontnomen heeft door het proklamering van Krijgswet en Regulaties;
Zo is het dat wij blijven protesteren met de wapen in de hand tegen het so gevaarlik beginsel, hetwelk deze Regering tegen de zin en wil van het volk uit te voeren..." (*Van Jaarsveld*, 1971, p. 209).

Die onaangename afloop van hierdie sogenaamde "midsummer madness" was dat daar veel bloedvergieting was en dat Afrikaners weereens gedwing is om op mekaar te skiet. Generaals Beyers en De La Rey het tragies die lewe gelaat, Jopie Fourie is gefussileer en Generaal De Wet is op vernederende wyse gevange geneem. Dit bitterheid en die ellende wat die volk aangedoen is sou die regering van Smuts en Botha nog duur te staan kom. Op arrogante wyse het hulle die volk se belange en regte geminag. Hulle het hul gehaas tot gewildheid onder die Britte en die volk heeltemal verwerp, met die gevolg dat die volk ook mettertyd sy rug op hulle gedraai het. Hierdie optrede het die volk nie verpletter soos hulle gehoop het nie, maar het die Afrikanervolk gesterk in sy strewe na vryheid.

**Versoek tot vryheid geminag**

Reeds in 1919, na afloop van die oorlog, het die Afrikaners, onder leiding van Generaal Hertzog, besluit om 'n Vryheidsdeputasie na die Vrede van Versailles te stuur waar die versoek gerig sou word om volgens Wilson se beroemde Veertien Punte te vra dat die vryheid van die Transvaal en Vrystaat herstel moes word, op grond van die idee van die selfbeskikkingsreg van klein volkies: "'n Vryheidsdeputasie van nege lede, onder meer ook Generaal Hertzog en Dr Malan is na die vredeskonferensie te Parys afgevaardig om in die eerste plek volkome onafhanklikheid vir Suid-Afrika op te eis, en as dit nie verkry word nie, dat aan die Vrystaat en Transvaal hul vryheid teruggegee en aan Kaapland en Natal vrye beskikkingsreg toegestaan word. Hiermee is afgesien van die beskouing dat die Unie in sy staatkundige toekoms altoos as "een en ondeelbaar" beskou moet word." (*Van Jaarsveld*, 1966, p. 158).

Vanweë die invloed van Botha en Smuts se regering kon die deputasie egter nie veel uitrig nie. Intussen is Generaal Botha oorlede en is hy opgevolg deur Generaal Smuts. Dit was Generaal Smuts wat in beheer was van die veldtogte in Duits-Oos en Duits-Wes-Afrika. Terug tuis het hy voortgegaan



*Rebellemagte in beweging.*



*Mynwerkers voor die 1922 staking*



met die diktatoriale optrede en gevoellose hantering van Afrikanerbelange, soorgelyk aan die wyse waarop hy die teregstelling van Jopie Fourie hanteer het. In 1922 het daar 'n arbeidsdispuut op die goudmyne ontstaan wat oorwegend gesentreer het om die indiensneming van goedkoop Swart arbeiders, en die afdanking van Blanke arbeid indien hulle nie bereid was om teen heelwat laer vergoeding te gaan werk nie. Alhoewel daar sprake van Engelse beïnvloeding was, en daar selfs beweer is dat die staking 'n kommunistiese opstand was, het 'n groot deel van die mynwerkers uit Afrikaners bestaan wat na afloop van die Tweede Vryheidsoorlog gedwing is om hul plase te verlaat en 'n heenkome te gaan soek op die myne van die groot geldbase wat verantwoordelik was vir daardie oorlog. Hoe dit ookal sy, Smuts het hom nie gesteur aan die griewe van die werkers nie. Hy het hom ten volle geskaar aan die kant van die geldbase. Namate die dispuut verhewig het, het gevegte uitgebreek. Smuts se enigste oplossing daarvoor was geweld. Hy het die weermag ingeroep en selfs die lugmag gebruik om die mynwerkers met bomme te bestook. Die gevolg hiervan was dat 200 mense die lewe gelaat het en 'n hele aantal van die leiers selfmoord gepleeg het. (*Van Jaarsveld,* 1969, p. 278).

Die gevolg van hierdie sameswering van Smuts met die geldmag was ontsettend: "6000 Blanke werkers met lone van tussen 18/- en 21/- per dag, is ontslaan. Goedkoop ingevoerde Swartes wat bereid was om teen ongeveer 3/- per dag te werk, is in hul plekke aangestel. Nog 9000 Blankes is uit ander ondernemings van die myngroepe geskop. Die meeste van hierdie vakatures is net so gevul deur goedkoop ingevoerde Swartes. Die myne het R6 000 000 groter winste per jaar gemaak." (*Cope,* p. 285).

Die Suid-Afrikaanse party onder leiding van eers Botha en daarna Smuts, was die eerste Afrikanerparty (saamgesmelt uit oorwegend die "Het Volk"-party, die "Orangia Unie" en die "Afrikanerbond"). Alhoewel hierdie drie partye, sowel as die SAP na samesmelting, oorwegend afhanklik van Afrikanersteun was om aan bewind te kom, het Afrikanerbelange in die SAP vanuit die staanspoor nie veel aftrek gekry nie. Inderdaad is daar in 'n kort tydjie van twaalf jaar twee keer geweld teenoor die Afrikaner gepleeg. Dit was die resultaat van die Afrikaners se eerste grootskaalse eksperimentering met die partypolitieke stelsel.

Afrikanerlojaliteit kon egter nie vir ewig as vanselfsprekend aanvaar word nie, en in 1924 is die SAP uit die kussings gelig en opgevolg deur die Paktregering onder leiding van Generaal Hertzog. Hierdie regering sou vir baie jare die belange van die Afrikanervolk hanteer. Daar is baie hoogtepunte



*Genl. C.R. de Wet*

wat uit hierdie regeringstydperk opgenoem kan word, dinge soos die erkenning van Afrikaans as amptelike taal in 1925, die Balfour Verklaring van 1926, die Statuut van Westminster van 1934 en die Status-Wette wat die soewereine onafhanklikheid van Suid-Afrika bewerkstellig het.

**Van Volksparty tot Makelaarsparty**

Hierdie party, met die leuse 'Suid-Afrika Eerste', sou ook 'n begin maak met nywerheidsontwikkeling in Suid-Afrika. Bedrywe soos YSKOR is gestig wat vir die land ekonomiese onafhanklikheid in die vooruitsig gestel het. Vir baie jare het die N.P. dus die belange van die Afrikanervolk op effektiewe wyse gehanteer. 'n Mens sou die gevoel kon kry dat die situasie onbepaald so sou kon voortduur. Daar het sekerlik ook 'n groot mate van passiwiteit en oorgerustheid onder die Afrikaners posgevat, omdat hulle gemeen het dat hul belange net soos in die ou Boererepublieke nou onaantasbaar verseker was. Hulle het egter nie rekening gehou met die inherente onstabiliteit van die partypolitieke stelsel nie, en voordat hulle hul oë kon uitvee moes hulle vind dat hulle weereens met niks gesit het nie, en weereens van vooraf sou moes begin.



In die dertigerjare het daar die ekonomiese gebeurtenis plaasgevind wat bekend gestaan het as die 'Groot Depressie'. Engeland het onder druk van ekonomiese probleme van die Goudstandaard afgestap, en sy geldstelsel gedevalueer. In Suid-Afrika was daar sterk aandrang dat dieselfde stap gedoen moes word, maar Generaal Hertzog het geweier. Tielman Roos, wat op daardie stadium Appèlregter was het toe na die politiek teruggekeer met die strydkreet dat daar van die Goudstandaard afgestap moes word om die Suid-Afrikaanse ekonomie te red. Hierin is hy ondersteun deur Generaal Smuts en die Geldmag. Die eindresultaat was dat Suid-Afrika ook van die Goudstandaard af gedwing is. "Die goudkonings en spekulante, wat tot die binneste kringe behoort het, het reuse winste ingeoes. Generaal Smuts het getriomfeer en was oneindig veel dank aan Roos verskuldig en al wat Generaal Hertzog nog kon doen was om die volk ernstig te waarsku teen die georganiseerde geldmag en Afrikanerverraad" (*Malan*, p. 147).

Tielman Roos het egter ook 'n ander strydkreet gehad, en dit was "volkseenheid". Hy wou 'n regering gehad het van "nasionale eenheid". Alhoewel Roos met die idee vorendag gekom het, het Generaal Smuts spoedig die strydkreet opgeneem. Hertzog het dit egter dadelik verwerp met die woorde: "Langs die weg van koalisie is daar vir die volk van Suid-Afrika, altans vir daardie deel wat dit eerlik en opreg bedoel, niks te verkry in die rigting van verbeterde samewerking tussen die rasse nie." (*Ibid*, p. 152).

Dit het geblyk asof die aangeleentheid hier afgehandel was. In die tussentyd het Hertzog en Smuts egter voortgegaan met "vertroulike" samesprekings. Hiervan is nóg die kabinet, nóg enige bestuursliggaam van die party in kennis gestel, laat staan nog in verband daarmee geraadpleeg. Eers nadat so 'n werksverhouding reeds bestaan het, het Hertzog die saak met individuele lede van sy kabinet bespreek. "In hierdie stadium was daar aan die loop van sake geen keer meer nie." Generaal Hertzog het binne sy party al meer outokraties begin optree en teen alle opposisie in die standpunt gehandhaaf dat hy die hoofleier was en as sodanig die volle verantwoordelikheid op homself alleen sou neem. Die goedkeuring of selfs die raadpleging van sy partyliggame, te wete die Federale Raad, die Uniale Kongres en die Provinsiale Kongresse was daarom nie nodig nie. (*Ibid.*, p. 155 – 156).

Hier was dus weer 'n situasie waar die leier van die Afrikaner politieke party weereens die volk voor 'n voldonge feit geplaas het, 'n feit wat die Afrikaners óf moes aanvaar, óf verwerp. Laasgenoemde sou beteken dat hulle die party sou moes verlaat en weer van onder af sou moes begin met

die opbou van 'n nuwe party om weereens die saak te bevorder. Die rede wat Generaal Hertzog aangevoer het vir sy besluit tot samesmelting met die Suid-Afrikaanse Party van Generaal Smuts, was die volgende: "As ons met ons eie krag na die volgende verkiesing moet gaan sal ons verloor... ons sal 'n nederlaag lei en dit sal klaar wees met die Afrikanerdom." (*Ibid.*, p. 156).

Alhoewel Generaal Hertzog as Eerste Minister aangebly het, het daar 'n toenemende verskuiwing na links plaasgevind. Die persone wat nie ten gunste was van hierdie samesmelting nie het weereens opsy gestaan en die "Gesuiwerde Nasionale Party" onder leiding van Dr. Malan gestig. Weereens, soos in 1914, was dit 'n klein groepie manne wat weer van onder af moes veg vir die waardes en belange van die Afrikanervolk.

Die koalisie tussen die N.P. en die S.A.P. het met die verloop van tyd 'n samesmelting geword en bekend gestaan as die "Verenigde SAP" of kortweg die V.P. Kort voor lank het die wêreldgeskiedenis egter Generaal Hertzog se eksperiment van "Nasionale regering" ingehaal. Reeds ten tye van die samesmelting het daar donker wolke op die horison verskyn en in 1939 het daar weereens oorlog in Europa uitgebreek. Die Afrikanervolk was op daardie tydstip reeds hewig verdeeld tussen 'Smelters' en 'Malaniete'. Met die uitbreek van die oorlog sou hierdie verdeeldheid byna die vorm van 'n burgeroorlog aanneem. Op 4 September 1939 het Generaal Smuts 'n voorstel by die Parlement ingedien wat Suid-Afrika weereens aan Britse kant in die oorlog sou dompel. Uit die gebeure in die parlement is dit duidelik dat Generaal Smuts reeds 'n geruime tyd vooraf agter geslote deure moes gekonkel het, want alhoewel die N.P. lede van Generaal Hertzog in die meerderheid was, is Smuts se voorstel met 'n klein meerderheid aangeneem. Hertzog het as Eerste Minister bedank.

Instede daarvan dat 'n verkiesing uitgeroep is sodat die volk 'n besluit kon neem oor so 'n gewigtige aangeleentheid, het die Britse Goewerneur-Generaal hierdie versoek geweier, en het hy Generaal Smuts versoek om 'n nuwe regering saam te stel. Weereens het Smuts dus vir Suid-Afrika in 'n oorlog gedompel sonder dat die volk geken is in die aangeleentheid. Smuts moes baie duidelik bewus gewees het van die feit dat die meerderheid Afrikaners geensins ten gunste daarvan was dat hul land aan die oorlog moes deelneem nie. Hy het tog immers in 1914 dieselfde ervaring gehad en geweet watter bittere verdeeldheid en ellende dit veroorsaak het. "Daarom het hy onmiddellik na die verdaging van die parlement stappe gedoen om so iets te voorkom. Hy het naamlik noodregulasies uitgevaardig wat aan hom



die mag verleen het om die vryheid van individue aan bande te lê deur hulle te interneer sonder dat die Geregshowe iets daaraan kon doen." (*Scholtz*, p. 253).

Hy het hierna voortgegaan om 'n kloof dwarsdeur die volk te slaan. So is mense byvoorbeeld onder dwang geplaas om deel te neem aan die oorlog. Die polisie moes byvoorbeeld 'n "Rooi Eed" neem om aan te dui dat hulle bereid was om vir Brittanje te gaan veg. Die wat dit nie wou doen nie is aan die gruwelikste vorms van onderdrukking en vernedering onderwerp. Geweld het hoogty gevier en daar het selfs Nasionaal-sosialistiese organisasies soos die Grys Hemde en die Stormjaers opgeskiet, wat nie weggeskram het van openlike geweld en sabotasie nie. Tussen die twee kampe het gevoelens hoog geloop en daar is dikwels slaags geraak. So het regeringsoldate byvoorbeeld op 'n stadium die geboue waarin Die Transvaler en Die Vaderland gehuisves was, bestorm en heelwat skade aan geboue en masjienerie aangerig. (*Ibid.*, p. 255). Regeringslokvinke was aan die orde van die dag en mense is gedwing om versigtig te wees in die keuse van hul woorde. "Dat mense op allerlei influisterings na 'n interneringskamp of selfs 'n gevangenis gestuur is, sonder dat daar 'n onpartydige verhoor plaasgevind het, het een van die vernaamste griewe teen die Smutsbewind geword. Dit is inderdaad 'n mooi toedrag van sake, daar heers geen vryheid nie. So 'n toestand word nogal geskep deur 'n regering wat hom die swaard aangegord het om die 'demokrasie' te verdedig teen Hitlerisme as 'n vorm van 'verwerplike outokrasie'." (*Ibid.*, p. 261).

Dit was dus die situasie waarin die Afrikaners hul byna 'n halfeeu na Uniewording bevind het. In daardie stadium beleef hy die ergste terreur van die kant van die owerheid sedert die dae van Lord Milner, en dit geskied nogal onder die leiding van 'n "Afrikanerleier", genaamd Generaal Smuts. Daar kan egter nie vergeet word dat dit Generaal Hertzog was wat deur die smelting aan Generaal Smuts die geleentheid gebied het om weereens die Afrikaners in hierdie matelose ellende te dompel nie. Dit het hy op daardie stadium gedoen vir die korttermyn gewin van 'n klein aantal setels.

**Weereens 'n nuwe party**

Weereens is die Afrikanervolk dus gedwing om van vooraf te begin bou aan 'n nuwe politieke party. Dit sou hierdie politieke party, onder leiding van Dr D.F. Malan wees, wat in 1948 vir Generaal Smuts sou verslaan en weereens met die Afrikaneridioom aan bewind sou kom. Weereens is daar met groot opoffering gebou aan 'n Afrikanerparty wat die belange van die

volk sou behartig. Die feit dat dit die geval was kon gesien word in die eerste optrede van die nuwe regering. Daaronder het getel die aanstel van 'n Griewe-Kommissie wat moes ondersoek instel na gevalle van onreg wat gedurende die vorige bewind plaasgevind het. Wat die onderwys betref, is die dubbelmedium eksperiment van die vorige regering herroep en Afrikaanse skole is tot stand gebring.

Daar is ook 'n verandering aangebring in die immigrasie-beleid van die Smutsbewind wat daarop gemik was om derduisende Engelse die land in te bring. Die belangrikste vernuwing was egter 'n rassebeleid wat meer op die heersende Afrikanerbeskouinge van daardie tyd berus het. Dit het bekend gestaan as "Apartheid", en strenge sosiale skeiding is deur wetgewing tussen die verskillende rasse ingestel. Bekende wette soos die "Ontugwet", "Verbod op Gemengde Huwelike", en "Groepsgebiede-Wet", sowel as die "Rasse-klassifikasie-Wet" dateer uit hierdie tyd. Gedurende die vyftigerjare sou daar ook 'n hewige stryd ontketen word om die Kleurlinge van die gemeenskaplike kieserslys af te kry. Hierin is daar in 1951 geslaag. Daar is ook 'n begin gemaak met die verskuiwing van Swart kolle in Blanke gebied. Hier is egter vasgesteek by sosiale segregasie en die beleid sou nooit konsekwent deurgetrek word tot ekonomiese segregasie nie. Hierdie versuim sou nog die doodsteek van die hele beleid word.

Een van die emosioneel bevredigendste stappe van hierdie regering sou egter wees om die geleidelike verbreking van die Imperiale Verbintenis deur te voer. Die Burgerskapwet van 1949 het outomatiese dubbele burgerskap afgeskaf. 'n Jaar daarna is die reg tot Appèl na die Britse Geheime Raad ook afgeskaf. Hierdie ontwikkeling het gekulmineer in die opsegging van Suid-Afrika se lidmaatskap van die Statebond, op 15 Maart 1961. Na die hou van 'n referendum het die RSA op 31 Mei 1961 tot stand gekom. Dit was 'n hoogtepunt in die beleidsrigting van die N.P.

Alhoewel hierdie gebeurtenis oënskynlik die Afrikaner se posisie in sy eie land mateloos versterk het het dit ook beslis baie negatiewe gevolge gehad. By baie Arikaners het die gevoel ontstaan dat die stryd nou verby was, dat die paradys herwin is en dat daar nou maar op die louere gerus kon word. Ironies genoeg was die teendeel juis die geval. Die RSA was nie 'n republiek in dieselfde sin as die vervloeë Boererepublieke nie. Dit was geensins 'n volkstaat nie maar nog steeds dieselfde gemengde eenheidstaat onder 'n nuwe naam. Die enigste verskille hoegenaamd was in die naam van die land en die titel vir die hoogste uitvoerende amptenaar. Die Goewerneur-Generaal sou voortaan die Staatspresident genoem word. Hy sou egter nie



'n staatspresident wees soos Presidente Kruger en Steyn nie, maar bloot 'n simboliese figuur. Nieteenstaande hierdie ontoereikende, gedeeltelike verwesenliking van die Afrikaner se republikeinse strewe geld die ou spreekwoord nog: "'n Ideaal bly slegs 'n ideaal totdat dit verwesenlik is.'

Daar volg dus nou 'n geleidelike afplatting in die Afrikanervolk se idealisme wat hom gedra het tot by hierdie oorwinning. Die eerste teken van hierdie gestadigde klemverskuiwing het ironies genoeg gekom van die man wat die Republiek verwesenlik het, naamlik Dr. Verwoerd.

**Die Eerste krake word sigbaar**

Dr Verwoerd het naamlik twee Engelse in sy kabinet opgeneem. Die rede hiervoor kan gevind word in die nuwe gevoel van sukses wat na republiekwording deel van die N.P. geword het. Daar is nou gevoel dat die klem weereens sterker gelê moes word op die "versoening" van die twee Blanke volksgroepe. Die twee persone was Menere Trollip en Waring. Eersgenoemde is onder andere aangestel as Minister van Immigrasie. (*Van Tonder*, p.51).

Met hierdie skuif het die N.P. ook stadig maar seker begin wegbeweeg van Afrikaner-nasionalisme en homself toenemend begewe op 'n beleid van Blankisme. "Vanaf 1961 tot 1984 het Dr Verwoerd en sy opvolgers, Mnr Vorster en Mnr Botha, nie minder nie as 500 000 nuwe Engelse die land ingebring. En die posisie van die Afrikaner sou so 'n knou gegee word dat ons volk nie weer binne die RSA konteks sou kon herstel nie. Van die 500 000 immigrante het kwalik 20 000 verafrikaans, die orige 480 000 het almal die Britse kultuur in Suid-Afrika versterk." (*Van Tonder*, p. 54). As in ag geneem word dat Smuts 'n soortgelyke beleid gehad het maar dat dit na 1948 onmiddellik deur die nuwe regering gestaak is, kan gesien word watter geweldige skuif daar reeds binne enkele jare by die N.P. ingetree het deurdat hulle weereens hierdie beleid heringestel het. Dit sou slegs die spits van die ysberg wees. In die volgende twee dekades sou die N.P. onherkenbaar verander.

Vir die meeste Afrikaners het hierdie klemverskuiwing ongemerk verby gegaan. Die rede daarvoor kon bes moontlik gevind word in die feit dat die stryd tussen Boer en Brit na republiekwording op die agtergrond gedwing is deur 'n groeiende bewuswording van die land se oorweldigende rasseprobleem. Dit is egter duidelik dat die N.P. in 1948 aan bewind gekom het met 'n beleid wat op twee bene gestaan het. Die eerste was 'n sterk

Afrikanernasionalisme enersyds, en tweedens 'n beleid van rasse-skeiding andersyds. Laasgenoemde sou deur Dr. Verwoerd ontwikkel word van 'n bloot negatiewe beleid van segregasie tot 'n positiewe beleid van volksnasionalisme met die skepping van Swart Nasionale State. Toe die eerste been van die NP-beleid ongesiens begin verkrummel het, het dit egter toenemend duidelik geword dat ook die ander been mettertyd in duie sou stort. Hierdie glybaan na links sou veral tydens Mnr Vorster se bewind momentum kry. 'n Mens kan hier dink aan die eerste veranderinge op sportterrein wat geïmplementeer is en die geleidelike aftakeling van die sogenaamde Klein Apartheid. Dit is op sy beurt weer opgevolg deur meer radikale veranderinge. Dink maar aan die stelsel van 99-jaar-huurpag wat tov stedelike Swartes aanvaar is. Daarna was daar geen keer meer nie. Nadat P.W. Botha aan bewind gekom het, het die hele ontwikkeling histeriese afmetings aangeneem. So het Dr. G. Viljoen byvoorbeeld die volgende uitspraak gemaak: "Die politieke onsekerheid van vandag is juis geskep deur die soeke na die regte balans tussen afsonderlikheid en gesamentlikheid. Pleks van 'n finale oplossing is daar nou 'n nuwe besef dat breë planne eerder as kompas moes dien wat gedurig by omstandighede moet aanpas. Pleks van kunsmatige, selfsugtige beskermingsmaatreëls deur wetgewing moet die Afrikaner aanvaar dat sy bestaanswyse vorentoe baie minder beskermd sal wees." Daar is ook verder voortgegaan deur die volgende te sê: "Dit sal nou baie meer van die Afrikaner se eie vernuf en inherente vermoë afhang om te oorleef." *(Beeld,* 14 Julie 1981.) Na hierdie uitsprake het dit duidelik geword wat die toekomstige paadjie van Suid-Afrika sou wees. Die ander onlangse geskiedenis wat gekulmineer het in die nuwe grondwetlike bedeling van 1984 is algemeen bekend. Vandag staan ons op die punt van 'n verdere verreikende verwikkeling wat onafwendbaar moet uitloop op 'n Swart regering. Dit is duidelik dat die volgende uitspraak van Dr. W. Esterhuyzen besig is om op die mees omvattende skaal bewaarheid te word: "Dit het hoog tyd geword dat die Afrikaners hul persoonlike vooroordele en voorkeure sal laat relativeer deur die algemene belang van Suid-Afrika." *(Beeld,* 15 Julie 1981).

**Weereens Afrikanerverset**

Reeds vanaf so vroeg as 1964 het die eerste verset teen die N.P. op dreef gekom, en dit was wel in die vorm van die "Konserwatiewe Studiegroep" onder leiding van Mnr Willie Grobler. In 1965 is daar ook oorgegaan tot die stigting van die "Genootskap vir die Handhawing van Afrikaans". (*Van Tonder,* p. 61). Op hierdie stadium was dit veral die Afrikaner-kultuurmanne soos Mnr Robert van Tonder, en andere, wat hulle teen die



regering uitgespreek het. In plaas daarvan om hierdie organisasies te ondersteun, het die N.P. in hul liberale pers fanaties teen hulle te velde getrek en hulle verdag probeer maak teenoor die volk as geheel. Op daardie tydstip het die oorweldigende meerderheid nog bankvas gestaan agter die regering se rassebeleid en het hierdie organisasies minimale suksesse behaal. Veral gedurende die ampstermyn van Mnr Vorster het dit egter toenemend duidelik geword dat Afrikaner-nasionalisme nie die enigste been van N.P. beleid sou wees wat in hierdie soeke na "mag en gewildheid" moes plek maak vir 'n ander nie.

Toenemend het ook die tweede been van die regeringsbeleid onder skoot gekom, met die gevolg dat daar skaars tien jaar na die dood van Dr. Verwoerd nouliks iets van die beleid van Afsonderlike Ontwikkeling oorgebly het. Teen 1969 het die verset so in omvang toegeneem dat etlike duisende nasionaliste uit die party wat hulle en hul voorouers met soveel opoffering en sweet opgebou het, verdryf is, en het hulle die HNP onder leiding van die destydse Minister van Pos en Telekommunikasie Dr Albert Hertzog gestig.

Nou volg daar 'n hewige broederstryd waarin die N.P. alle magsmiddele tot sy beskikking gebruik om die H.N.P. in diskrediet te bring. So is alle H.N.P.'s byvoorbeeld verplig om uit die Afrikaner-Broederbond te bedank. Hierdie veldtog teen die H.N.P. was so suksesvol dat die party vir die eerste 15 jaar van sy bestaan nie 'n enkele setel kon verower nie. Dit nieteenstaande die feit dat die party met die verkiesing van 1981 bykans 'n kwart miljoen stemme op hom verenig het. (*Van Tonder,* p. 114).

Die opsigtelike sukses wat die N.P. gehad het met hierdie veldtog het bepaald 'n rol daarin gespeel om die party voort te stu op sy roekelose pad na links. Die idee het ontstaan dat die regering nou so magtig geword het dat hy vanuit sy onaantasbare posisie, met die magsmiddele tot sy beskikking, enige Afrikanerverset doeltreffend sou kon neutraliseer en elimineer. Dit was hierdie verwaande gevoel wat veroorsaak het dat die N.P. nou bereid was om selfs 'n verdere breuk in sy geledere af te dwing. Dit het gekom in 1982 en het gewentel om die strydpunt van 'n nuwe grondwetlike bedeling met magsdeling tussen Blankes, Kleurlinge en Indiërs as eerste stap in die sagmaakproses om die Afrikaner ryp te maak vir Swart oorheersing. Hierdie skeuring het uitgeloop op die stigting van die Konserwatiewe Party onder leiding van Dr. A.P. Treurnicht in daardie selfde jaar. Van daar af aan het al hoe meer Afrikaners wakker geskrik en hulle gevoeg by die verset teen die N.P. se kapitulasiepolitiek.



*Mnr P.W. Botha*

**Die Haan het driekeer gekraai...**

Die N.P. was egter tot op hede daartoe in staat om 'n geweldige deel van die Afrikanervolk nog steeds aan sy kant te behou. Die vraag moet dus gevra word waarom dit die geval is, nieteenstaande die feit dat sy beleidsrigtings toenemend lynreg begin indruis het teen die Afrikanerbelange en alles wat vir ons volk heilig is? Die antwoord op hierdie vraag is redelik voor die hand liggend.

Sedert Uniewording is dit tans die derde keer dat daar van die Afrikanervolk verwag word om die politieke voertuig wat hy met sy bloed en sweet van die grond af opgebou het, te verlaat, omdat daardie party nou so magtig geword het dat hy hom nie meer steur aan die belange van die volk nie. Die eerste was natuurlik toe die N.P. in 1914 gestig is na die verraad van die SAP. (Die SAP is saamgevoeg uit Afrikanerpartye in die verskillende provinsies.) Daarna het die situasie gevolg waar die gesuiwerde N.P. in 1939 van die grond af opgebou moes word nadat die oorspronklike N.P. in 'n samesmelting met die S.A.P. vir die volk verlore gegaan het. Die derde is die tydperk 1962 tot 1982 toe veral twee partye, die H.N.P. en K.P., gestig is omdat die N.P. reeds so verdwaal het dat daar van sy oorspronklike beleid en idealisme niks oorgebly het nie.

Elke keer dat die Afrikaner gedwing is om hierdie stap te doen het die proses moeiliker geword. Die rede daarvoor kan gevind word in veranderde omstandighede en tegnologiese ontwikkeling. Dit is vandag nog net so maklik soos in 1914 om 'n politieke party te stig, maar met die groei van die



bevolking het dit onmoontlik geword om die beleid van so 'n party gou en doeltreffend aan die volk bekend te maak sonder die hulp van moderne media soos 'n dagbladpers, radio en televisie. Dit is dus juis hierdie feit wat die N.P.-Regering in staat stel om die volk tot swye te dwing.

Die Afrikaanse koerante wat deur die pennies en sjielings van 'n arm volk gestig en uitgebou is, het nou 'n mag in eie reg geword wat hul ontstaansjare vergeet het. Die koste verbonde aan die stigting van slegs 'n enkele dagblad beloop enigiets tussen R15 – R30 miljoen. In Suid-Afrika is die radio en TV ook nog 'n monopolie van die regering, en word dan ook onbeskaamd gebruik as propaganda-media vir sy party. Dit is dus geen wonder dat die N.P. met hierdie magtige wapens tot sy beskikking vandag daarin kan slaag om 'n noemenswaardige deel van ons volk 'n rat voor die oë te draai nie. Oorwegend ook dan daardie deel wat relatief apaties staan teenoor politiek in die algemeen en dus in hul onkunde baie maklik mislei kan word. Indien 'n politieke party eers aan bewind geplaas is, word daardie party baie spoedig 'n doel op sigself, omdat baie mense se beroepe en maandelikse inkomste nou afhanklik is van die behoud van mag deur daardie party.

Die behoud van mag word dan die allesoorheersende doel. Dit is wanneer 'n party bekend begin te staan as 'n makelaarsparty. In die praktyk beskik die volk dan ook oor geen manier om die leiers van daardie party tot verantwoording te roep nie, omdat die party in wese geen grondwetlike posisie in die staatsstelsel beklee nie. Die enigste manier waarvolgens dit wel kan gebeur, is deur die trek van 'n kruisie tydens 'n algemene verkiesing. Op sy beurt veronderstel dit egter die stigting van 'n nuwe party waarvoor gestem kan word. Drie keer die afgelope sewentig jaar het Afrikaner politieke partye hulle aan so 'n magsgreep skuldig gemaak en drie keer is die Afrikanervolk gedwing om weereens van die grond af op te staan.

Uit hierdie geskiedenis waarna in breë trekke verwys is, spreek 'n aantal lesse vandag tot die Afrikaner, waar hy hom midde in die Derde Vryheidsoorlog bevind; 'n oorlog wat daarop gemik is om hom ten gronde te rig. Die eerste les is dat die Afrikaners die afgelope sewentig jaar te veel geloof en vertroue in politieke partye gestel het en om daardie rede reeds drie keer in die steek gelaat is. Tweedens moet die vraag gevra word of die partypolitieke sisteem nie te onstabiel van aard is om die langtermyn belange van die volk te waarborg nie. Die laaste belangrike les is dat die geloof en vertroue wat soveel Afrikaners vandag nog in die regering het, bloot omdat dit onder die beheer van Afrikaanssprekende persone staan, heeltemal

ongegrond is, en selfs katastrofaal is. Indien daar dus vandag nog Afrikaners is wat glo dat hulle in wese niks te vrees het van die Regering nie, moet die onlangse geskiedenis van die partypolitiek hul oë laat oopgaan. Dit mag dalk blyk dat ons grootste bedreiging uit hierdie oord kom: 'n verskynsel bekend as die Trojaanse Perd. Om te bepaal of dit wel die geval is, moet daar in meer besonderhede gekyk word na die aard van die stryd wat ons tans in die gesig staar – 'n stryd wat in vele opsigte verskil van enige wat dit voorafgegaan het.



# Deel 2

# Waar daar geen visie is nie . . . . sterf die volk

"Hulle het nooit *vir* iets geveg nie, hulle het net altyd *teen* iets geveg."

"Die kant wat die sielkundige stryd wen, wen gewoonlik ook die oorlog – dikwels nieteenstaande die feit dat dit gepaard gaan met totale militêre mislukking..."

HOOFSTUK 4

# Sielkundige Oorlogvoering

Daar sal diegene wees wat die geldigheid van so 'n term, "Trojaanse Perd", sal wil betwis. Sommige sal dit selfs as blote kwaadwilligheid wil afmaak. Hierdie persone sal ook nie eintlik die verband kan insien tussen die geskiedenis wat in die eerste deel van hierdie boek bespreek is, en die titel van die boek nie. Die rede hiervoor is dat hulle opgesaal sit met 'n verouderde konsep van oorlogvoering.

Vir hulle is oorlogvoering slegs 'n duidelik-afgebakende militêre stryd tussen twee gewapende magte. Die huidige geslag is 'n geslag wat deurgeloop het onder die beïnvloeding van Amerikaanse oorlogsrolprente waarin die stryd gewoonlik in die mees simplistiese terme weergegee word, gewoonlik as 'n stryd tussen goed en kwaad, met die Amerikaners as die versinnebeelding van die goeie. Hierdie geslag word dan ook grootliks aan die slaap gesus deur populêre geïllustreerde boeke waarin die fenomenale wapentuig en slaankrag van die Suid-Afrikaanse Weermag grafies uitgebeeld word. Volgens hierdie literatuur word ons oorlewingskanse bepaal deur die hoeveelheid en gehalte van die krygstuig wat ons in die veld kan stoot in vergelyking met ons buurstate en die terroriste-organisasies wat poog om die staat met geweld omver te werp. Die geskiedenis van oorlogvoering in die twintigste eeu het egter bewys dat hierdie wapenfeite maar net één van die faktore is wat 'n rol speel in die uiteindelike verloop



van die stryd. In heelparty van hierdie oorloë het die militêre slaankrag selfs 'n ondergeskikte rol gespeel.

Die vernaamste slagveld het verskuif van die militêre terrein na die sielkundige terrein. Die doel van sielkundige oorlogvoering is om die wil van jou teenstanders te breek, en om hulle sodanig te verwar en emosioneel en intellektueel te isoleer dat jy jou doelwitte kan bereik met die mins moontlike militêre inspanning. Die kant wat die sielkundige stryd wen, wen gewoonlik ook die oorlog – dikwels nieteenstaande die feit dat dit gepaard gaan met totale militêre mislukking, of met slegs beperkte suksesse op die slagveld.

### Die Opkoms van die Pers

Die opkoms van sielkundige oorlogvoering kan gekoppel word aan die opkoms van die pers, en daarna van die ander elektroniese media. Duitsland is die geboorteplek van die drukpers en Johan Gutenberg kon in 1450 begin met die druk van die Bybel. Die eerste gereelde nuusblaaie het in 1609 verskyn en dit maak Duitsland ook die wieg van joernalisme. (*Olson*, 1966, p.99).

Sedert daardie aanvangsjare sou die pers 'n bestendige groei openbaar. Die koerante het begin deur die geskiedenis te beskryf, maar dit het nie baie lank geduur nie voordat hulle begin het om aan die geskiedenis voor te skryf. In Europa was dit byvoorbeeld die pers wat die leiding geneem het in die veldtog teen die absolute monargisme, en vryheid verkry het. Dit is insiggewend dat "Persvryheid" een van die eerste eise was wat aan Lodewyk XVI gestel is kort voor die uitbreek van die Franse Rewolusie.

Vir baie eeue het die pers hulle egter slegs bemoei met plaaslike aangeleenthede. Wat buitelandse aangeleenthede betref, was kommunikasie stadig en die publiek het eers van gebeure verneem lank nadat dit gebeur het. In 1815 kon die Weense Kongres byvoorbeeld rustig lande en volke onder mekaar verdeel sonder enige bekommernis oor die mense wat daardeur geraak sou word. Dit sou maande duur voordat hierdie mense sou verneem wat hulle lot was, en teen daardie tyd sou hulle niks meer daaraan kon doen nie. Die web wat die volke aan mekaar geweef het was maar yl gespin. Toe min of meer dieselfde moondhede egter net meer as 'n honderd jaar later, in 1917, by Versailles bymekaar gekom het met dieselfde taak, was hulle voortdurend in die openbare oog. Die geweldige vooruitgang in die kommunikasie-tegnologie was daarvoor verantwoordelik, nuus was

dwarsoor die wêreld bekend byna so vinnig as wat dit plaasgevind het. In die voorafgaande honderd jaar het 'n stille rewolusie in meningsvorming plaasgevind. (*Olson*, 1966, p. 10).

**Die media as instrument**

Waar die taak aanvanklik die verspreiding van gebeure en idees was, het daar spoedig 'n hele nuwe aspek na vore gekom. Of ons daarvan hou of nie: amper alles wat die burgers van elke land van openbare aangeleenthede weet, kry hulle in die media, wat gegroei het vanaf koerante tot radio, televisie, en tydskrifte. Omdat dit die geval is, het die media ontaard in 'n mag wat beslis nie geringgeskat mag word nie. Hoe deeglik hulle bewus was van die waarde van die media kan gesien word in die manier waarop die Europese diktators Hitler en Mussolini die pers aangewend het tot hul eie voordeel. Hulle is egter nie die enigstes wat die pers so misbruik het nie. Die Angel-Saksers bly steeds die grootste eksponente van die gebruik en misbruik van die media. As voorbeeld kan genoem word die verbete propaganda-oorlog wat Brittanje gedurende die laaste deel van die vorige eeu teen Transvaal van stapel gestuur het om laasgenoemde in 'n oorlog in te dwing, en ook om die openbare mening in Brittanje en die wêreld so te beïnvloed dat die oorlog teen die Boererepublieke die skyn van regverdigheid sou aanneem.

Ook die kommuniste was baie gou om hierdie les te leer en hulle het die ander groot eksponente geword van disinformasie: dit is die verspreiding van inligting wat tot hulle voordeel is en die verswyging van inligting wat tot hul nadeel is sowel as die vervalsing van nuus ter bevordering van die eie saak.

Een aspek wat hier van belang is, is die fenomenale groei van die pers sodat daar vandag wêreldwyd 'n beraamde 40,000 koerante verskyn. Die ander aspek is die doelbewuste gebruik van die media ter bevoordeling van die eie saak. Die derde aspek is die tegnologiese ontwikkeling wat van die wêreld inderdaad 'n baie klein plekkie gemaak het. Hiermee saam hang egter ook die aspek van beheer en verspreiding. In die kommunistiese en totalitêre state, soos in Afrika byvoorbeeld, is die pers die eiendom van die staat en word dit as sodanig aangewend. In die Weste is dit egter in sogenaamde privaatbesit. Hierdie privaatbesit is egter gekoppel aan die groot geldmag. So word die hele Engelse pers in Suid-Afrika byvoorbeeld besit deur die mynmagnate. Omdat die geldmag 'n entiteit op sy eie is, met belange van sy eie, is daar nie sprake van 'n "vrye" pers nie. Dit beteken slegs dat die



geldmag vry is om die volk tot sy eie voordeel uit te buit.

Dat dit wel die geval is, blyk duidelik uit die volgende uitsprake van Amerikaanse sakemanne: " 'Die politieke grense van volkstate is te eng en beperk vir die omvang van moderne Sake-bedrywighede. Ons beskou die hele wêreld as ons operasionele gebied.' In bates oortref hierdie multinasionale maatskappye dikwels dié van die lande waarin hulle sake doen. Hul operasies ignoreer blote nasionale regulasies, en hul belange val nie noodwendig saam met dié van enige land, of selfs hul land van oorsprong nie." (*G.D. Scholtz*, 1978, p. 60).

Om die gehalte van nuus te bepaal is dit nie nodig om te kyk na die *aantal* nuusblaaie nie, want hulle is elk op hul beurt afhanklik van die groot nuusagentskap soos Sapa, Agence France Presse en Deutche Presse Agentur. Die grootste internasionale verspreidingsagentskappe bevind hulle egter in die hande van die geldmag, naamlik United Press International, Associated Press en Reuter. **Dit is hierdie drie agentskappe wat bepaal aan watter nuus voorrang verleen moet word en aan watter geen prominensie verleen moet word nie.** Hulle besluit selfs watter nuus eenvoudig doodgeswyg word. By die konsep "wêreldmening" gaan dit dus grootliks om die mening van hierdie agentskappe wat by magte is om sy eie siening wêreldwyd uit te basuin en in staat is om 'n groot deel van die mensdom op 'n gegewe tydstip op te sweep vir of teen 'n sekere saak.

**Van Propaganda tot Sielkundige Oorlogvoering**

Soos wat dit maar altyd met enige nuwe speelding die geval is, is dit aanvanklik redelik onbehendig gebruik en misbruik. Hierdie misbruik het veral die naam "propaganda" gekry. By propaganda gaan dit gewoonlik om die verspreiding van 'n leuen om jou eie saak te bevorder. So het die Engelse byvoorbeeld die Boere afgemaak as slawedrywers. Gedurende die Eerste Wêreldoorlog het hulle nog verder gegaan en die Duitsers voorgestel as mensvreters. Geen leuen is te verregaande om te gebruik nie, solank dit net jou eie saak bevorder. Gedurende die Tweede Wêreldoorlog was die skoen weer in 'n mate aan die ander voet en Josef Goebels, die Nazi-minister van Propaganda, het met redelik unieke skeppinge vorendag gekom.

Daar is vroeg reeds kennis geneem van die nadele en beperkinge van propaganda as meganisme. Dit het in baie gevalle daartoe gelei dat die bevolking slegs afgestomp geraak het en naderhand niks geglo het van wat hulle uit 'n sekere bron gehoor het nie. Die gevolg was dat daar toe oorgeskakel

moes word na 'n nuwe konsep, naamlik sielkundige oorlogvoering. By propaganda gaan dit om die verspreiding van 'n leuen, by sielkundige oorlogvoering gaan dit egter om die verspreiding van 'n "ware lewensfeit". Dit is egter die interpretasie van hierdie lewensfeit wat nou die kern word waarom 'n hele disinformasieveldtog van stapel gestuur word.

Vir sielkundige oorlogvoering om te slaag is dit egter noodsaaklik dat dit onderskraag word deur 'n hele filosofiese en ideologiese raamwerk waaruit dit funksioneer. Die doel hiermee is om altyd die "morele reg" aan jou kant te kry in enige stryd wat gevoer word. Waar dit gaan om die harte en siele van mense, word daar geglo dat morele reg 'n noodsaaklike voorvereiste is vir oorwinning. Dit is 'n rewolusionêre nuwe konsep wat in die 19de eeu ondenkbaar was omdat die "openbare mening" op daardie stadium glad nie 'n faktor was nie.

**Oorwinning en daarna**

Tot op daardie stadium was oorwinning die enigste doelwit van 'n oorlog. Nou het dit egter slegs 'n middel geword. Byvoorbeeld 'n middel tot die opbou en beveiliging van 'n vrye samelewing, of die bou van 'n veilige tuiste vir die volk sodat daar op alle lewensterreine opbloei en vooruitgang kan plaasvind.

Dit is om hierdie rede dat die Marxiste dwarsdeur die wêreld soveel sukses behaal. Vir hulle is oorwinning nie 'n doel op sigself nie, maar slegs 'n middel tot die bereiking van 'n doel: naamlik die skepping van 'n hele nuwe samelewing op die ruïnes van die oue, 'n samelewing waarin vryheid, gelykheid, broederskap en vooruitgang wagwoorde sou wees, 'n samelewing waarin niemand sou honger ly nie, waarin daar nie rykdom en armoede sal wees nie... dit is die nuwe Utopie. Hierdie visie is aan die wêreld se onkundiges voorgehou en miljoene van hulle was bereid om te veg daarvoor. In hierdie geval was dit net 'n set om miljoene mense in slawerny te dompel, maar die konsep was so suksesvol dat meer as 2000 miljoen mense die afgelope sewentig jaar vir die grap geval het, en ontelbare miljoene moes met hul lewens vir daardie fout betaal.

Oorlog word dus nou nie meer gevoer slegs vir korttermyn ekonomiese en politieke voordele nie, dit word gevoer met die idee om die wêreld na jou eie beeld te omvorm.

Dit was nie net die Marxiste wat van hierdie konsep gebruik gemaak het nie.



Tydens die Angel-Saksers se twee oorloë teen die Duitsers gedurende hierdie eeu was hulle by beide geleenthede verplig om hul posisies skerp te omlyn, en dit sodanig te doen dat die morele reg oorhel na hulle kant toe. Dit is iets wat net soveel gewig sou dra as hul materiële oormag om die stryd in hulle guns te beklink. Gedurende die Eerste Wêreldoorlog is die formulering veral gedoen deur Pres. Woodrow Wilson wat in sy beroemde "Veertien Punte" die doelwitte van die oorlog uitgestippel het. Dit het die VSA duidelik aan die kant van vryheid geskaar teen onderdrukking en hulle duidelik as kampvegters van onderdrukte volke voorgestel. Uit hierdie verklaring is afgelei dat die geskonde regte van verdrukte volke in ere herstel moes word en daar was uiteraard min volke wat hulle nie daarmee kon vereenselwig nie. Die Sentrale Moondhede het egter geen soortgelyke verklaring voorgelê ter beïnvloeding van die "wêreldmening" nie.

Tydens die Tweede Wêreldoorlog het die Angel-Saksers egter nog verder gegaan as dit. Op 14 Augustus 1941 is die Atlantiese Handves uitgereik deur Pres. F. Rooseveld van die VSA en Premier Winston Churchill van Groot-Brittanje. Daarin is onder andere die volgende uitspraak gemaak: "Hulle respekteer die reg van alle volke om die regeringsvorme waaronder hulle wil leef, self te kies, en hulle begeer om die soewereine regte en selfregering te herstel aan daardie volke wat dit met geweld ontneem is." (*Black en Helmreich*, 1972, p. 886). Vir beide hierdie twee state sou hierdie handves nog in 'n tweesnydende swaard ontwikkel. Die grootste ironie van die handves was dat dit uitgereik is deur die land wat op daardie stadium oor die grootste koloniale ryk in die geskiedenis van die mensdom geheers het, en in die proses van ryksbouing letterlik honderde volke se soewereine regte ontneem het en hul vryheid verpletter het. Vir so 'n land om homself nou in die openbaar aan die kant van die verdrukte volkies van die wêreld te skaar verteenwoordig seker die toppunt van siniese skynheiligheid wat daar in die wêreld-politiek te vinde is... of dalk was dit maar net 'n kwessie van nood leer bidde.

Gedurende hierdie oorlog sou die Duitsers weereens sielkundig die onderspit delf, 'n neerlaag waarvan hulle vandag nog nie herstel het nie.

**Die Duitse Ervaring**

Die Duitse ervaring gedurende die Tweede Wêreldoorlog maak 'n baie interessante studie uit van sielkundige oorlogvoering. Tydens die aanloop tot die oorlog het die Duitsers wel tot 'n groot mate die sielkundige stryd teen sy vyande gewen.



*Duitse magsvertoon.*



*Die aanval op Pole word beplan.*



Die rede daarvoor kan gevind word in die grondliggende Nasionaal-Sosialistiese konsep van "Bloed en Bodem". Dit het dus vir hulle gegaan om die skepping van 'n welvarende en veilige tuiste vir die Duitse volk. Dit was 'n morele begronding wat nie eers deur hul grootste vyande verdag gemaak kon word nie, met die gevolg dat die Duitsers daarmee fenomenale suksesse behaal het. Eerstens het hulle eensydig die beperkinge en verpligtinge van die Vrede van Versailles, wat hulle tot armoede gedoem het, afgewerp. In teenstelling met wat verwag is het daar nie veel reaksie van die oorwinnaars gekom nie. Daarna het die Nazi-party konsekwent begin om die Duitse volk binne een staatsverband te verenig. Ook teenoor hierdie verwikkeling kon die vyande van die Duitsers nie veel beswaar inbring nie en is daar suksesvol voortgegaan met die aansluiting van die Rynland, Oostenryk en die Sudetenland by die Duitse Ryk. Hulle sou selfs t.o.v. die Danzig-korridor geslaag het met hul eise indien hulle toe nie reeds met die anneksasie van die oorblywende Tjeggiese staat buite die raamwerk van hul grondliggende filosofie beweeg het nie.

Tot op daardie stadium het hulle oor 'n visie beskik wat in die buiteland bedees aanvaar is, en in die binneland met fenomenale ondersteuning begroet is. Dit was 'n gesonde konsep waarmee min mense fout kon vind: die reg van 'n volk om te verenig, om sy eie politieke stelsel te formuleer en vir sy mense 'n beter toekoms te skep. Dwarsdeur die wêreld is Duitsland deur baie volke tot voorbeeld gemaak van wat 'n volk kan bereik indien hy bereid is om uit die modder op te staan en homself op te hef tot groter hoogtes. Dinge soos die Duitsers se "Autobane" en "Volkswagens" het die verbeelding aangegryp.

Juis op die stadium dat die Duitsers dus baie naby was aan die verwesenliking van die meeste van hul nasionale aspirasies het daar 'n fout gekom. Skielik het die Duitsers buite die raamwerk van hul morele en filosofiese begronding beweeg. Hulle wou nou nie net meer die Duitse volk ophef nie... hulle wou ander volke verslaaf. En daarmee het die Duitsers hulle eie doodsvonnis onderteken. Hulle het nou geveg vir iets wat geen morele reg op oorwinning gehad het nie. Hierdie feit kan gesien word in hulle ervaring veral in die USSR: aanvanklik is die Duitsers deur die meerderheid van die verslaafde volke aldaar beskou as bevryders van die Russiese juk en is hulle as sodanig verwelkom. Die Duitsers het egter oor geen morele konsep beskik waarvolgens daar ook vir hierdie volke 'n positiewe toekomsvisie voorgehou kon word nie, soos byvoorbeeld die volksnasionalisme wat die Duitsers vir hulself toegeëien het nie. Die gevolg was dat dit spoedig vir hierdie volke duidelik geword het dat hulle slegs een soort verslawing verruil



*Russiese weerstand teen die Duitse besetting. Duitsland verteenwoordig nie meer 'n idee nie...*



*... net 'n mag wat vernietig kon word.*



het vir 'n ander, en toe was dit maar net 'n kwessie van om die duiwel te kies wat hulle geken het bo die een wat hulle nie geken het nie. Dit was op daardie punt dat die Duitsers enige kans wat hulle gehad het om die oorlog te wen, finaal verloor het, want toe het hulle nie meer 'n idee verteenwoordig nie, maar net 'n mag.

Hulle het aanvanklik na vore gekom met 'n volksgebonde konsep wat goed gewerk het solank dit binne die raamwerk van die Duitse volk aangewend is. Hulle het egter onsuksesvol gepoog om dit te internasionaliseer, met rampspoedige gevolge vir hulself en vir andere, want in internasionale formaat het dit bloot neergekom op brutale chauvinisme. Buiten die militêre neerlaag wat hulle gely het, het hulle ook 'n volslae sielkundige neerlaag gely teen die internasionalistiese kommunisme van die USSR en die internasionalistiese Liberalisme van die VSA en Brittanje.

Teen die uitbreek van die oorlog was die Duitsers dus reeds nie meer 'n idee om mee rekening te hou nie, hulle was bloot 'n gewelddadige mag wat vernietig moes word. Hoe absurd hul posisie eintlik was kan gesien word in die lig van die feit dat nie een van hul bondgenote hoegenaamd akkommodeerbaar was binne hul siening van Ariese rassamehorigheid nie. Terwyl hulle aan die eenkant die Semiete uit hul samelewing probeer ban het, het hulle 'n bondgenootskap aangegaan met 'n Asiatiese volk (Japanese), 'n Latynse volk (Italianers) en Slawiese volke (Roemene, ens.)

Hulle het dus met die uitbreek van die oorlog ideologies heeltemal ontspoor en hulle het begrip verloor vir die verskil tussen propagandistiese oorlogvoering en sielkundige oorlogvoering. Vir hulle het oorwinning toenemend 'n doel geword i.p.v. 'n middel tot 'n doel. In hoe 'n mate dit wel die geval was kan uit die volgende vraag afgelei word: Wat was hul plan indien hulle die oorlog sou gewen het? Daar is geen duidelike antwoord op daardie vraag nie. Daar was wel sprake dat hulle 'n Duisendjarige Ryk sou stig, maar dit sou impliseer dat die hele Eurasië, met 'n bevolking tien keer hul eie, deur hulle oorheers sou moes word! Dit was in iedere geval 'n konsep waarvoor daar nie meer in die twintigste eeu plek was nie. Die Duitsers was dus nie sielkundig toegerus vir die stryd nie en het ook beslis geen duidelik omlynde, (om van algemeen-aanvaarde beginsels nie eers te praat nie) beginsels gehad nie. Daarom was die Duitse neerlaag die ergste wat 'n volk gedurende die twintigste eeu gely het, met 'n las van sielkundige knegskap en skuldgevoelens tot in lengte van dae.

Die Tweede Wêreldoorlog sou egter die verhaal van twee volke word wat

op intieme wyse met mekaar verweef was: Die een met geweldige militêre en politieke krag maar geen sielkundige krag nie, die ander met geen militêre of politieke mag nie, maar na die afloop van die oorlog gewapen met fenomenale sielkundige krag wat hulle op die mees suksesvolle wyse sou aanwend.

**Die Holocaust**

Hierdie laasgenoemde volk was natuurlik die Joodse volk wat tot met die afloop van die oorlog nog die slagoffers was van 'n tweeduisendjarige diaspora, en verstrooid was onder die volke van die wêreld. Hulle het oor geen politieke of militêre mag beskik nie en het om daardie rede vir baie eeue van genadebrood gelewe. Gedurende hierdie tyd was hulle ook by talle geleenthede die fokus punt van pogroms (massamoorde).

Die grootste van hierdie pogroms het volgens bewering gedurende die Tweede Wêreldoorlog plaasgevind toe die Nazi's oënskynlik met 'n doelbewuste en koelbloedige poging vorendag gekom het om die ganse Joodse volk uit te delg. Daar word beweer dat meer as ses miljoen Jode in hierdie pogrom vermoor is. Die skrywer wil geen uitspraak lewer oor die geldigheid of ongeldigheid van hierdie bewerings nie bloot omdat die onderwerp, meer as veertig jaar na die oorlog, nog steeds onbeslis bly. Te veel bewerings en bewyse word beide kante toe aangebied en daar word te ooglopend georganiseerde propaganda hieruit gemaak, tot die mate dat dit die punt van uiterse swak smaak al lankal verby gesteek het. Daar kan wel met geldigheid beweer word dat nog nooit in die geskiedenis so min mense die dood van so baie mense in soveel kapitale wins omgesit het nie. Nieteenstaande die blywende omstredenheid van die aangeleentheid as 'n historiese feit is dit egter wel moontlik om 'n morele oordeel te vel.

Indien daar wel 'n koelbloedige poging aangewend is om die Joodse volk uit te moor, kan 'n Afrikaner nie anders as om die gebeurtenis in die sterkste taal te veroordeel nie. Dit druis nie slegs in teen ons Christelike oortuigings nie, maar raak ons ook pertinent, omdat ons in die verlede ook een sesde van ons bevolking in konsentrasiekampe aan die dood moes afgee.

Wat egter hier belangrik is, is nie of dit plaasgevind het of nie. Wat wel hier ter sprake is, is die aanwending van die gebeurtenis, denkbeeldig of nie, tot praktiese politieke materiaal. Na afloop van die oorlog het die Jode die Holocaust as rede aangevoer waarom hulle oor 'n eie volkstaat moes beskik. Die internasionale emosionele posisie was so in hulle guns dat hulle



inderdaad in 1948 daarin geslaag het om Eretz Israel tot stand te bring, nieteenstaande oënskynlik onoorbrugbare hindernisse. Nie net moes Palestina, wat 'n Britse mandaat was, tot onafhanklikheid gebring word nie, die Jode moes ook binne Palestina tot die meerderheidsvolk groei. Verder moes hulle hierdie klein staatjie, skaars die grootte van die Kruger-Wildtuin, verdedig teen 'n gekoördineerde aanslag van die omringende Arabiese state wat tot die tande toe bewapen was. Reeds met die proklamering van Israel in 1948 het die eerste Arabiese aanvalle begin, en vandag, byna veertig jaar en vier konvensionele oorloë later, is die stryd nog steeds nie uitgewoed nie.

Die sielkundige krag van hulle argumente was dat, terwyl hulle afhanklik was van die gasvryheid van ander volke, hulle uitgemoor is, en dit was die rede waarom hulle aanspraak gemaak het op 'n eie staat. Dit was 'n argument waarteen niemand enige beswaar kon inbring nie. Die rede waarom die Jode instaat was om hierdie sielkundige krag doeltreffend te mobiliseer moet in die VSA gesoek word. In die VSA leef tweekeer soveel Jode as in Israel en hulle is inderdaad 'n baie invloedryke drukgroep, omdat hulle die grootste geldmag ter wêreld verteenwoordig. Eerstens kon hulle voldoende fondse daarvoor beskikbaar stel, tweedens kon hulle daarvoor sorg dat die VSA vir Israel onder sy vlerke neem. Tot vandag toe betaal die VSA 'n noemenswaardige deel van Israel se begroting. Hul belangrikste aandeel was egter die uitbouing en stimulering van 'n sielkundige oorlog, nie net teen die Duitsers nie, maar teen die hele Christendom. Die Duitsers is gedoem tot ewige sielkundige slawe van die Jode en hulle moes onder meer miljarde Mark sg. oorlogskuld aan Israel betaal. Sover my kennis strek betaal hulle vandag nog. Tweedens is hierdie skuldgevoel effens uitgebrei, en daar is beweer dat aangesien die Duitsers 'n Christenvolk is, en talle Christenvolke hulle in die verlede vergryp het aan die Jode, daarom het die hele Christendom 'n ere-skuld jeens die Jode. Hierdie skuldgevoel is op elke denkbare wyse uitgebeeld en uitgebuit. Dit kon eerstens gedoen word omdat die Jode 'n groot beherende aandeel in die openbare media in die VSA het, soos reeds aangetoon is. Verder het hulle egter ook 'n beherende aandeel gehad in die rolprentwese van Hollywood. Rolprente het 'n magtige wapen geword in die kondisionering van die Christene en die skepping van 'n skuldkompleks jeens die Jode. Daarom is dit nie verbasend dat daar byna veertig jaar na die oorlog nog steeds anti-Duitse rolprente gemaak word waarin die Jode as die armsalige 'underdogs' uitgebeeld word nie. Sodra dit lyk asof die wonde wil toegroei verskyn daar weer 'n rolprent of televisieprogram wat sorg dat hulle oopgekrap bly. Met hierdie kondisionering het die Jode daarin geslaag om hulself vir alle praktiese redes bo kritiek te verhef. In baie

lande is dit een van die grootste sondes om kritiek teen die Jode uit te spreek. Dit word onmiddellik gelyk gestel aan antisemitisme en rassisme. Die geweldige sukses wat hulle daarmee behaal het, het nie by die Afrikaniste verby gegaan nie, maar daaroor later.

Vir byna veertig jaar kon 'n klein Joodse volkie 'n klein staatjie in die Midde-Ooste in stand hou teen die mees fenomenale weerstand in, bloot omdat hulle meesters is van sielkundige oorlogvoering. Dit was eers in die tagtiger jare, met die Libanese Inval, dat die Joodse sielkundige aanslag sy eerste krakie gekry het met die massamoord van Palestyne wat oënskynlik met Israeli-goedkeuring plaasgevind het. Indien die Jode nie oor hierdie sielkundige krag beskik het nie, is dit te betwyfel of Israel vandag nog sou bestaan het. Dit is duidelik dat Israel nie oor die fondse beskik om uit eie sak te betaal vir die geweldige bewapening wat in die Midde-Ooste aan die gang is nie. Die geskiedenis bly egter die deurslaggewende kriterium en hiervolgens het die Duitsers, 'n magtige volk, verloor, terwyl die Jode, 'n nietige volk, gewen het. Hierdie boodskap van sielkundige oorlogvoering sou vir die res van die eeu nog male sonder tal bewys word.

**Die Amerikaans-Viëtnamese Oorlog**

Die volgende oorlog waarna in breë trekke verwys sal word is die een in Viëtnam. Toe dit in die sestigerjare blyk dat Frankryk nie veel langer instaat sou wees om sy koloniale oorlog in Frans-Indosjina voort te sit nie het die VSA besluit om die stryd teen die Kommunisme daar te gaan verder voer. Hier was dus nou 'n interessante strydperk vir 'n onpartydige waarnemer om te beskou. Aan die een kant was die magtigste staat ter wêreld, en aan die ander kant 'n relatief klein en onderontwikkelde Asiatiese volkie. Aanvanklik het min mense seker getwyfel aan die vermoë van die VSA om die oorlog suksesvol deur te voer. Hierdie mense het egter nie kennis geneem van die veranderde wêreldsituasie nie. Daar was geen sprake van 'n totale oorlog teen Viëtnam, soortgelyk aan die een wat teen Duitsland gevoer is nie. Die VSA het egter die vermoë gehad om die hele Viëtnam binne enkele sekondes van die wêreldkaart af te vee indien hy daartoe bereid sou wees.

Militêre besluite was egter nie so maklik soos gedurende vorige oorloë nie, want die kommunikasie-rewolusie het die militêre bevelvoerders ingehaal. Soos algemeen bekend, was dit die eerste televisie-oorlog, 'n oorlog waarin die alsiende oog van die televisiekamera nie ver van die front af beweeg het nie. Die oorlog met al sy wreedheid en afgryse is tot in die voorhuise van



Amerikaners en die wêreld gebring soos nog tydens geen ander militêre stryd nie. Dit het 'n nasie met afsku vervul, weg was nou die tipies jingoïstiese vlagwaaiende Amerikaner. Vir die Amerikaners het die glorie van die oorlog verdwyn en in die plek daarvan het afsku gekom. Die tonele van Napalmbomme wat oor vyandelike gebiede afgegooi is en van brandende burgerlikes wat in die strate af gehardloop het, het by die Amerikaanse nasie 'n intense weersin in oorlog geskep.

Die militêre bevelvoerders moes dus nie meer net die oorlog suksesvol bedryf nie, hulle moes ook die openbare mening in Amerika en die res van die wêreld in ag neem, veral nadat daar begin is met anti-oorlogsbetogings op Amerikaanse kampusse en ook in Europa. Ook in hierdie oorlog was die hoofslagveld dus op die sielkundige terrein. Die aanslag het nie net van buite gekom nie maar ook van binne die volk, iets wat byvoorbeeld tydens die Tweede Wêreldoorlog ondenkbaar was. Derduisende Amerikaners het geweier om hulle aan te meld vir diensplig, iets wat ook 'n paar jaar vantevore ongehoord was.

Die Amerikaners het een sielkundige veldslag na die ander verloor, en binne 'n kort tydjie kon hulle nie eers meer die oorlog aan hulself regverdig nie, vergeet nog van aan die res van die wêreld wat besig was om hulle met valkoë dop te hou. Hulle was duisende kilometers van hul eie land af, in 'n ander volk se land, besig om daardie land aan flarde te skiet. Hulle het die doelwit van die oorlog uit die oog verloor, naamlik die vernietiging van die kommunistiese aanslag, en daarmee saam die hele sin van die oorlog. Daar was dus vir al hoe meer Amerikaners net geen sin in die volgehoue militêre stryd nie en 'n herwaardering het gelei tot die herformulering van die doelwitte. Aanvanklik was dit "oorwinning ten alle koste", toe word dit 'n "spoedige beëindiging van die stryd" en einde ten laaste "vrede ten alle koste".

Indien hierdie vrede presies die teenoorgestelde gevolge sou hê as dit waarvoor die stryd in die eerste plek aangedurf is, dan was dit doodeenvoudig tot daarnatoe. Die Amerikaners was oorlogsat en hulle kon net nie meer omgee wat gebeur nie. Dit was 'n unieke verskynsel dat 'n volk wat in die eerste plek so gemotiveerd was om 'n oorlog in 'n veraf geleë land te gaan voer, en oor sulke algehele materiële meerderwaardigheid beskik het, binne so 'n kort tydjie tot so 'n totale geestelike ommekeer gebring kon word, dat hul grootste ideaal nou was die prysgawe van die land aan die vyand in die kortste moontlike tyd.



*Pres Ford hardloop weg vir nuusmanne se vrae oor Vietnam.*



*Suid Viëtnamese troepe in Kommunistiese gevangeskap.*



So spoedig moontlik is vredessamesprekings in Parys gevoer wat juis op so 'n oorgawe sou uitloop. Die Amerikaners het dus gewilliglik en gretiglik aan hul eie neerlaag meegewerk, en toe Saigon uiteindelik voor die aanslag geval het, het baie Amerikaners daaroor gejuig.

Sodanig is die mag van die sielkundige aanslag dat selfs die magtigste land ter wêreld, met onbeperkte vermoëns tot sy beskikking, dit nie kon weerstaan nie. Die Amerikaners het net op hul materiële krag staatgemaak en die geestelike aspek heeltemal verwaarloos. Hulle het teen iets geveg: die kommunisme. Maar waarvoor het hulle geveg? Wat sou hulle doen nadat die militêre oorwinning behaal is? Slegs op die mees teoretiese gronde kan beweer word dat hulle vir "vryheid" of vir die "demokrasie" geveg het. Hulle het 'n korrupte diktatuur in Saigon in stand gehou wat wel in vorm, maar in wese nie veel van die diktatuur in Hanoi verskil het nie. Hanoi het die voordeel gehad dat hy geveg het vir 'n idilliese konsep, nl kommunisme. Saigon het geen ideologiese teenvoeter gehad nie, behalwe die behoud van mag, vir so lank as moontlik, en met alle middele tot sy beskikking. Ironies genoeg is dit juis hierdie ingesteldheid wat telkens op die totale verlies van mag uitloop, omdat daardie mag dan ongefundeerd is.

**'n Nuwe konsep van oorlog: slinks en bedrieglik**

Hierdie subtiele en listige aanslag waarmee ons te doen kry in sielkundige oorlogvoering kan 'n volk so verwar dat hy met die verloop van tyd heeltemal rigting verloor en gedemoraliseer word, tot so 'n mate dat hy uiteindelik dankbaar is vir die voorreg wat aan hom gebied word om sy eie graf te grawe. 'n Volk word in 'n baie netelige posisie geplaas en moet nou oorlog op twee fronte veg. Terwyl sy aandag afgelei word deur die klank van die "warm" oorlog en hy gerusgestel word deur die statistieke van klein oorwinninkies, is 'n baie gevaarliker oorlog besig om hom in die stilte te voltrek.

Vir 'n volk wat onderwerp word aan 'n volskaalse sielkundige aanslag, verloop die scenario min of meer soos volg: Daar word 'n aanslag geloods om die volk moreel van die res van die wêreld te isoleer. Dit is iets waarmee geslaag is tov die Duitsers in die Tweede Wêreldoorlog, en ook met die Amerikaners in die Viëtnam-era. Daar is 'n wig tussen hulle en hul bondgenote ingedruk wat 'n gevoel van toenemende isolasie skep. Daarna volg 'n veldtog waardeur die volk in sy eie wese ondermyn word en hy gedryf word in die rigting van vrywillige oorgawe. Hierdie stelsel het misluk in die geval van die Duitsers, maar in die geval van die Amerikaners was dit

geweldig suksesvol. Dit het gou duidelik geword dat hulle geloof in hulle eie optrede verloor het in die aangesig van soveel wydverspreide teenstand. Op sy beurt lei dit weer tot geleidelike materiële en geestelike kapitulasie. Hier val die klem op die woord geleidelik: dis 'n stadige proses in teenstelling met die hoogs sigbare militêre neerlaag. Die politici slaag ook gewoonlik daarin om hul neerlaag te verbloem agter die glans van retoriek sodat dit vir die volk verberg bly tot die bitter einde wanneer dit te laat is om iets daaraan te doen.

Alhoewel dit nie hier ter sprake is nie, kan daar tog interessantheidshalwe gekyk word na waar Suid-Afrika vandag in hierdie verband staan. Ons is moreel totaal geïsoleer van die res van die wêreld. Geleidelik het die morele ondergrawing sulke afmetings begin afneem dat die regering van een toegewing na die ander strompel sonder 'n duidelike prentjie, volgens mnr P.W. Botha self, van waarheen hulle op pad is. Ook in Suid-Afrika is dit die pers wat die groot rol as veranderaar speel. Daar word voortdurend geskreeu om verandering sonder dat die uiteindelike gevolge daarvan vir die volk duidelik word. Mettertyd word hulle gekondisioneer om te glo aan verandering ten alle koste en dan word dit soos die medisyne van die kwaksalwer: dit genees alles.

Die pers is egter maar een faktor wat meewerk om 'n volk tot ondergang te dwing. 'n Ander een is byvoorbeeld die gebrekkige insigte van die politici. Hulle is gewoonlik so besig om hul magsposisie te probeer behou dat daar nie werklik veel aandag aan ingewikkelde sake gegee word nie; in elk geval verbied die party-koukus enige denke hoegenaamd.

Slegs party-beleid word as geldig aanvaar en almal word afgeraai om hoegenaamd oor iets anders te dink. Die gevolg hiervan is dat 'n volk onvoldoende beskerming gebied word deur sy owerheid en dus tot 'n valse gerustheid gesus word. Die laaste faktor is natuurlik die gesindheid van die volk self. Indien sy optrede en prioriteite bepaal word deur slegs korttermyn ekonomiese voordele, moet hy verwag dat hy geestelike geweeg en te lig bevind sal word. Uit die geval van Israel is dit duidelik dat 'n klein volkie self gebruik kan maak van sielkundige oorlogvoering om homself te handhaaf. Indien hy slegs passief reageer op die aanslag teen hom, sal hy ten gronde gaan.

**Slagveld Afrika**

In die bespreking tot dusver is slegs verwys na twee gevalle van groot volke



wat die stryd verloor het. Alhoewel dit hulle tot 'n groot mate beïnvloed het, het dit nie uitgeloop op die totale disintegrasie en vernietiging van hul gemeenskappe nie. Daar is ook verwys na die sukses wat deur Israel behaal is.

Nou het dit egter tyd geword dat ons na die gevolge van hierdie tipe oorlogvoering op ons eie vasteland moet kyk, en wel in meer besonderhede. Met die Atlantiese Handves het veral Brittanje as koloniale moondheid sy hand oorspeel. Brittanje en die ander koloniale moondhede het hulself netjies teen die boom vasgespyker, reg vir die aasvoëls. En die aasvoëls het ook nie uitgebly nie. Die Handves het nie by die koloniale gebiede verby gegaan nie, die beginsels was aanvanklik slegs bedoel vir die Blanke Weste maar dit is deur die volke van Afrika wat aan die kant van die geallieerdes geveg het, op hulself toegepas.

Dit het toenemend duidelik geword dat die era van Afrika aangebreek het. Die Pan-Afrikanisme wat reeds voor die oorlog bestaan het, het met nuwe krag uit die stryd getree en die lesse van die geskiedenis het hulle nie geminag nie. Inteendeel, hulle het een van die vernaamste aanwenders van sielkundige oorlogvoering geword. Hulle was so suksesvol om Oos teen Wes af te speel dat 'n hele vasteland byna oornag geëmansipeer is; 'n vasteland wat oor geen noemenswaardige politieke, ekonomiese of militêre mag beskik het nie, is sonder groot inspanning bevry. In die era van kernbomme en ander super-tegnologiese wapens is dit duidelik dat indien die 19de eeuse gees nog steeds onder die koloniale moondhede vaardig was, Afrika nooit sy vryheid sou verkry het nie, want hy is militêr nie opgewasse teen die Weste nie. Tye het egter verander. Die oorloë wat die koloniale moondhede na Wêreldoorlog 2 in Afrika sou voer, was nooit totale oorloë soos die een teen Duitsland waar onvoorwaardelike oorgawe geëis is nie. Dit was politieke oorloë met sodanige beperkte doelwitte dat hulle doodeenvoudig nie gewen kon word nie. Selfs net die handhawing van die status quo het in sommige gevalle fenomenale mannekrag vereis.

Wat die Swartes betref, het die oorlog finaal 'n einde gemaak aan die illusie van blanke onoorwinlikheid, en toe Libië in 1952 onafhanklik geword het was dit soos 'n damwal wat gebreek het. Tot almal se stomme verbasing het die Swartmense ook nou na vore getree as meesters van sielkundige oorlogvoering. In hierdie opsig kon hulle deur min ander oortref word. Hulle het die Europeër geslaan waar dit die seerste gemaak het: op die godsdienstige terrein. Vir baie eeue het koloniale moondhede soos Portugal en Brittanje hul kolonialisme geregverdig as 'n meganisme om die Christen-

dom uit te dra en te bevorder. Veral na Wêreldoorlog 2 het daar egter 'n breuk tussen staat en kerk gekom en die Christelike Godsdiens is verander tot "Social Gospel". Ook het die kerstening van heelwat Afrikane hulle op 'n godsdienstig gelyke vlak met die Europeër geplaas. Van groter belang is egter die invloed wat uitgeoefen is op die morele gronde ter regverdiging van Europese teenwoordigheid in Afrika. Enersyds kon daar vanweë die breuk tussen Kerk en Staat heftige kritiek vanuit die Kerk op die besit van kolonies uitgeoefen word. Andersyds kon die Afrikaan wat kennis gedra het van die basiese beginsels van die Christelike Godsdiens die Europeër wys op teenstrydighede in sy uitgangspunt. Dit het die tradisioneel-Christelike Europeër in 'n anachronistiese posisie geplaas wat weinig ontsnapkans gebied het. (*A.P.J. van Rensburg*, 1979, p. 124).

Deur die sielkundige aanslag op godsdienstige terrein te loods het die Afrikaniste geweet dat hulle die Europeër aan sy achilleshiel beet het. Die Afrikaniste is die hoogs gepolitiseerde swart elite wat die ideologie van Pan-Afrikanisme aanhang. Daarbinne beklee die swart ras die sentrale posisie en alles word gerig op die bevordering van sy belange en absolute swart ras samehorigheid. Na afloop van die oorlog was daar in Europa beslis nie 'n opbloei in godsdienstigheid nie, maar wel in moralisme. Op sy beurt is hierdie verskynsel eerstens te verklaar uit gebeure gedurende die oorlog self, sowel as die verdere vooruitgang van die media. Die Europeërs het pas 'n oorlog teen "rassisme" agter die rug gehad en moes toe skielik vind dat al die argumente wat hulle tot op daardie stadium teen die Nazi's gebruik het, skielik teen hulleself gebruik word. Dit was vir hulle 'n verskriklike verleentheid om met begrippe soos rassisme, verdrukking en uitbuiting geëtiketteer te word, veral omdat die Marxiste leedvermakerig met begrippe soos "vryheid" en "sosiale geregtigheid" gesmous het, en die Koue Oorlog in volle swang was. Moreel gesproke was hulle in 'n hoek vasgekeer en was die enigste uitweg vir hulle om so vinnig as moontlik, met soveel waardigheid as moontlik, wat gewoonlik nie veel was nie, van hul kolonies ontslae te raak. Die emansipasie van Afrika is dus nie soseer die produk van militêre bevrydingsoorloë nie, maar eerder van 'n goed georkestreerde sielkundige oorlog, en die Europeërs is die een neerlaag na die ander toegedien. En dit nogal deur mense wat hulle eeue lank geglo het hul mindere was.

Dit is nie hier die plek om die opkoms en die val van Europese kolonialisme te bespreek nie; as onderwerp is dit vry algemeen bekend. Waaraan wel aandag gegee moet word, is die lotgevalle van die Europese setlaars wat hulle gedurende die koloniale era in Afrika kom vestig het. Hierdie mense



het uit dieselfde milieu gekom as die Afrikaners van die vorige eeu, uit 'n era toe geglo is dat die Witman onbepaald oor die nie-Blanke rasse sou regeer. Die vraag is hoe hulle die nuwe verwikkelinge gehanteer het, en wat van hulle geword het. Ons sal sien dat, toe dit op stuk van sake gekom het, bloed nie dikker as water was nie. Hulle was afskryfbaar – klein pionne in 'n baie groot magspel.

Die finale neerlaag het in al die gevalle nie gekom van die vyand nie, maar uit 'n oord waarvan niemand dit verwag het nie: uit eie geledere. In al die gevalle is hulle verwerp deur hulle eie owerheid waarop hulle al hul vertroue en geloof geplaas het. *Dit* is die finale oorwinning van sielkundige oorlogvoering; wanneer 'n volk homself vernietig, met 'n bietjie hulp van vriende...

HOOFSTUK 5

# Die 'Colons' van Algerië

### Die een oorheerser na die ander

Algerië maak deel uit van die gebied wat bekend staan as die Maghreb en wat verwys na die hele gebied wes van die Nylvallei. Omdat dit aan die Middellandse See grens het dit nog altyd deel uitgemaak van wat bekend staan as die "beskawingsgordel". Om hierdie rede het die gebied 'n baie veelsydige en interessante geskiedenis. Dit is deur die eeue om die beurt deur Grieke, Egiptenare, Romeine en ander groepe oorheers. Daar kan byna beweer word dat dit al die groeipyne van die beskawingsproses meegemaak het.

So was die hele Noord-Afrika – min of meer die teenswoordige Marokko, Algerië, Tunisië, Libië en Egipte – die besit van die Romeine gewees teen die jaar 40 n.C. Vir byna vyf eeue lank was hierdie gebiede onder een of ander vorm van Romeinse beheer. Die inheemse Berberbevolking het nie juis die nuwe oorheersing gelate aanvaar nie, maar daar was bloedweinig wat hulle teen Romeinse mag kon uitrig. Mettertyd het die Romeine egter begin om hul beheer te versterk en daar word bereken dat daar gedurende Romeinse heerskappy meer as 600 stede ontwikkel is, om nie eers te praat van byvoorbeeld die paaienetwerk nie. (*Van Aswegen,* 1980, 55).

Duisende Romeine het hulle hier kom vestig en vir baie jare lank is hierdie



gebied beskou as die "graanmandjie" van die Ryk. Ook op kulturele gebied het die Romeine hul stempel op Afrika afgedruk. Daar was selfs tye toe die Afrika-kolonies die intellektuele lewe in die Ryk oorheers het. Vele geleerdes het uit Afrika gekom, die bekendste een is seker die Christengeleerde Augustinus. Een van die belangrikste gevolge van die Romeinse beheer was dat die Christendom na Afrika gebring is. In die loop van al die eeue het die Romeine 'n ingrypende invloed op die Berbers van Noord-Afrika gehad. Hulle het die hoër beskawing van die Romeine geredelik geabsorbeer; voorheen nomadiese stamme het 'n gevestigde bestaan as landbouers en selfs stedelinge begin voer; Latyn het as die algemene voertaal die Puniese taal vervang, en die Christendom het gou posgevat en versprei. (*Ibid.,* p. 61).

Vir baie eeue het Noord-Afrika vir alle praktiese doeleindes deel van die Westerse beskawingsfeer uitgemaak. Sodanig is die verloop van die geskiedenis egter dat hierdie toedrag van sake byna oornag verander het, waarna die gebied vir baie eeue uit die Westerse Beskawing sfeer geruk is. Die rede hiervoor was natuurlik die koms van die Islam. Weereens het die Berbers hulle teen die nuwe indringing verset, maar geleidelik is hulle bekeer tot die Islam-geloof, soms met geweld. Hulle het selfs die Arabiese taal aangeneem. Daarna het die gebied begin verbrokkel; na die aanvanklike Islam-oorheersing het daar verskillende ryke ontstaan. Teen 1500 het die Turke egter op die toneel verskyn en vir baie eeue sou hulle die septer in die gebied swaai. Weg was egter die tyd toe dit 'n graanmandjie was, of die toppunt van intellektuele lewe. Die ekonomiese welvaart wat die gebied op daardie stadium beleef het, het nie op die ontginning van eie bronne berus, of op harde werk nie, maar uitsluitlik op seerowery in die Middellandse See. Hierdie feit het hulle natuurlik in direkte botsing gebring met die state van Europa. Reeds vanaf 1640 sou die Franse byvoorbeeld talle aanvalle op die gebied loods. Daar is egter eers teen 1830 besluit om die gebied te beset.

Omstreeks 1830 het Algerië 'n bevolking van bykans drie miljoen gehad, waarvan nege-tiendes op die platteland woonagtig was, waar hulle op uiters primitiewe wyse die landbou beoefen het. Dit was dus 'n uiters primitiewe gemeenskap wat die Franse daar aangetref het, soortgelyk aan dié wat dwarsdeur Afrika en die Midde-Ooste aangetref is. 'n Gemeenskap wat deur die geskiedenis van vooruitgang verby gegaan is, in vele opsigte nog net dieselfde as 2000 jaar vantevore.

### Die Koms van die Franse

Die Franse inval in Algiers is op 14 Junie 1830 geloods, maar weereens sou

die Berbers weerstand bied en die hele gebied is eers teen 1857 deur die Franse beset. Byna onmiddellik het die eerste Franse hulle in Algerië begin vestig. Onder die koloniste was sowat vyftig persent Franse, en die res afkomstig uit ander lande soos Spanje, Malta en Italië. Die meerderheid van hulle was amptenare of professionele mense, terwyl 'n klein klompie ongeskoolde werkers was. Dit was 'n groep mense wat deeglik toegerus was vir die taak om Algerië weer in die Westerse beskawingsfeer in te bring. Mettertyd is talle voordele deur die owerheid aan Franse gebied om hulle daar te gaan vestig, soos byvoorbeeld vrugbare landbougrond. Talle mense sou van hierdie aanbod gebruik maak, gewaarborg soos dit was deur die mag van die Franse staat. Daar sou egter nooit genoeg wees nie; teen 1839 was daar 25.000 en teen 1871 ongeveer 250 000 Franse koloniste. Nieteenstaande hierdie groot aanwas kon hulle nooit daarin slaag om die getal Moslems te oortref nie. Selfs teen 1962 het die Colons, soos hulle bekend gestaan het maar slegs 1,2 miljoen mense getel in 'n totale bevolking van 11 miljoen. Dit was 'n agterstand wat hulle nooit kon uitwis nie, nieteenstaande al hulle pogings op ander terreine om hulself te handhaaf.

**Teenstellinge**

Reeds vanuit die staanspoor uit het die teenstelling tussen die Colons en die Berbers duidelik na vore gekom. Aan die eenkant was die Colons, met 'n hoër beskawingspeil, kapitaalkrag en vernuf. Deur toewyding en harde werk het hulle hulself spoedig tot 'n oorheersende posisie verhef. Aan die anderkant was die Berbers, wat 'n primitiewe kultuur beoefen het waarbinne daar geen sprake was van ekonomiese en sosiale vooruitgang nie. Die Colons was Christene en die Berbers was Moslems. Een van die grootste teenstellings, soos wat dit trouens dwarsdeur Afrika die geval was, was die grondbesitstelsel. Die Berbers het die tradisionele stelsel aangehang wat voorsiening gemaak het vir Kerkgrond en private grond, maar waarvan 'n oorweldigende groot gedeelte stamgrond was. Dit was veral oor laasgenoemde waaroor daar 'n stryd sou ontstaan, want geweldige groot gebiede is net nooit ontwikkel nie; grond het braak gelê, en van die kant van die Berbers was daar oënskynlik geen bedoeling om ooit hierdie grond te bewerk nie. So iets was natuurlik vir die Europeërs heeltemal onbegryplik; dat mense oor soveel grond kon beskik maar bloedweinig probeer doen om dit werklik te benut. Reeds in 1844 het die Franse dus beslag begin lê op "onontwikkelde" grond. Eerstens was dit in 'n onbewerkte toestand nie lewensvatbaar nie, en tweedens kon hierdie grond toe aangewend word om immigrante na Algerië te probeer lok. Op sy beurt het hierdie optrede weer geweldige reaksie van die Berbers ontlok, wat gevoel het dat hulle grond



vervreem word. Oor hierdie onderwerp sou die twee groepe mekaar nooit kon vind nie. Wat die een gesien het as 'n ekonomiese noodsaaklikheid, het die ander gesien as heiligskennis.

Om die saak nog te vererger, kon die inheemse Berberkleinboere wat vir soveel eeue 'n bestaansekonomie beoefen het eenvoudig nie kompeteer met die Franse boere, wat nuwe boerderymetodes aangewend het nie. As gevolg hiervan is baie gedwing om hul boerderye te verlaat en as deelboere in diens van die Colons te tree. Op sy beurt het hierdie verwikkeling 'n geweldige sielkundige uitwerking op die Berbers gehad. Teen die Eerste Wêreldoorlog het die Colons sowat een kwart van die landbougrond beheer en hulle was so suksesvol dat Algerië byna weer 'n graanmandjie geword het. Teen die begin van hierdie eeu was wyn byvoorbeeld Algerië se waardevolste uitvoerproduk; dit sou mettertyd selfs dié van Frankryk oortref. Na 1962 het die hele landboubedryf totaal in duie gestort, en was dit nie vir noodleniging deur die VSA nie, sou miljoene van die honger omgekom het. Dit was dus duidelik dat die tradisionele stelsel geen plek meer gehad het in die moderne wêreld nie, dit kon nie meer al die monde voed wat Westerse medisyne tot die bevolking bygevoeg het nie. Teen die middel van die sewentigerjare was Algerië nog steeds verplig om meer as die helfte van hulle voedselbehoeftes ten duurste in te voer. (*A.P.J. van Rensburg*, 1981, p. 17). Die verhaal is egter nou effens vooruit geloop om meer lig op sekere aspekte te werp. Hier was 'n situasie waar 'n eerstewêreld- en derdewêreld-ekonomie langs mekaar probeer bestaan het, totdat, a.g.v. omstandighede, die eerstewêreld-ekonomie ingesluk is deur die derdewêreld-ekonomie met rampspoedige gevolge vir juis die mense wat hulle vir hierdie omstandighede beywer het.

**Toenemende botsing en polarisasie**

In die lig van hierdie geweldige verskille tussen die twee gemeenskappe is dit sekerlik nie verbasend dat hulle al hoe meer in botsing met mekaar gekom het nie. Hulle het twee verskillende wêrelde met twee verskillende waardestelsels verteenwoordig, wat mekaar oorwegend uitgesluit het. Namate die Colons hul greep op die ekonomie versterk het, het hulle ook toenemend hul aanspraak bevestig op die handhawing van hul politieke oppergesag. Vroeg reeds het die spook, wat hulle met alle ander Blanke gemeenskappe in Afrika sou deel, onder hulle begin rondloop. Dit was die spook van getalle: hulle het geweet dat prestasie nie sekuriteit meebring nie. Hulle kon van die land 'n paradys maak en 'n hele vasteland van voedsel voorsien maar sonder getalle sou hul posisie nooit veilig wees nie.

Om hierdie rede is geëis dat ekonomiese soewereiniteit as noodwendige waarborg van politieke soewereiniteit moes dien. Daar is egter ook ander redes aangegee waarom hulle gevoel het dat 'n posisie van oppergesag hulle toekom. Hulle het hulself eerstens gesien as "brandwagte van die Christelike Godsdiens" in 'n heidense land, en tweedens as "draers van die Westerse beskawing". Hulle het geglo dat hulle godsdienstige en patriotiese pioniers is. (*D. Gordon*, 1966, p. 5). Hierdie gevoelens is versterk deur die Franse Regering, omdat hulle van hierdie mense afhanklik was om hulle koloniale beleid deur te voer.

Gevul met christelike ywer is daar aanvanklik 'n poging aangewend om die Moslems te kersten volgens die opdrag van die Bybel. As gevolg van hierdie kersteningsproses, het hulle gereken, sou die Berbers geleidelik by hulle beskawing aansluiting vind, en sou hulle geassimileer kon word, soos wat dit byvoorbeeld in Brazilië gebeur het. Van hierdie aanvanklike ideale het niks tereg gekom nie. Die Moslem-Berbers was vanuit die staanspoor sterk antagonisties ingestel teenoor die Christene en het hulself van die Christene gedistansieer. Hoe meer die Christene dus hulle godsdienstige posisie probeer versterk het, hoe meer het hulle die Moslems vervreem. Die Islamgeloof het dan ook die dryfkrag agter Berbernasionalisme geword. In 1863 is byvoorbeeld die "Senatus Consult" aangeneem waarin verklaar is dat die verkryging van Franse burgerskap afhanklik is van die skriftelike afswering van die Islam. Op daardie stadium is geglo dat dit die enigste manier was om die Berbers te bevry van barbarisme.

Van die begin af is die verskille tussen die twee gemeenskappe egter onderskat. Dit is nie moontlik om 'n volk se karakter so vinnig te verander nie, selfs nie met geweld nie. Veral nie as daardie volkskarakter nog gevorm is deur geloofsoortuiginge so sterk soos dié van die Moslems nie. Instede van samewerking en uiteindelike assimilasie is hierdie twee groepe toenemend gepolariseer. Die een het sterk gestaan op die ekonomiese en politieke terrein, en die ander op die godsdienstige en numeriese terrein.

**Politieke Stryd**

Tot 1870 is daar agv die assimilasie-beleid van die veronderstelling uitgegaan dat die Colons en Berbers op gelyke status geregtig was. Dit was ook relatief maklik om dit polities in die praktyk te vergestalt omdat die leër tot op daardie stadium die botoon gevoer het.

Die Colons wat in Frankryk egter gewoond was aan demokratiese politieke



regte het hulle van vroeg af beywer om 'n groter seggenskap in hul eie regering te kry. Ook in hierdie opsig het hulle 'n dilemma gedeel met die ander Europese gemeenskappe in Afrika. Dit was naamlik die feit dat hulle self demokraties ingestel was en daarom graag 'n demokratiese stelsel in swang wou sien. Hulle het egter ook besef dat die demokrasie op die meerderheidswil berus en dit was juis in hierdie opsig dat hulle toenemend teenstrydig, en soms selfs selfsugtig opgetree het. Hulle het geweet dat die meerderheid van die bevolking Berbers was, wat nie gedeel het in hulle demokratiese tradisie nie. Dus sou volle demokrasie, ironies genoeg, die demokrasie totaal vernietig, want dit sou die Berbers in beheer plaas en die Berbers sou die demokratiese stelsel vernietig want dit was nie eie aan hul kultuur nie. Die groot vraag was nou hoe om hierdie teenstrydigheid te hanteer.

Deur middel van 'n nuwe Franse grondwet sou hulle die reg verkry tot direkte Parlementêre verteenwoordiging in Parys, iets wat hulle baie lank begeer het. Ingevolge dieselfde grondwet het hulle ook groter administratiewe verantwoordelikheid binne Algerië ontvang. In die praktyk het dit daarop neergekom dat hulle nou in beheer was van die administrasie van die Moslemmeerderheid, iets wat toenemende wrywing in die hand gewerk het, omdat hulle hierdie magsposisie sou gebruik om Moslem politieke vooruitgang so ver as moontlik teen te gaan.

Intussen het wêreldgebeure Algerië ingehaal en tydens die Eerste Wêreldoorlog het 173 000 Moslems vir Frankryk geveg en in ruil vir hierdie diens het hulle "vergoeding" verwag in die vorm van politieke regte. Die Franse regering het dan ook besluit om sulke toegewings te maak. Een daarvan sou wees dat die aantal Moslemlede in die Nasionale Vergadering van 6 tot 9 vergroot sou word, 'n kwart van die totaal. Die Colons het dit egter as die dun punt van die wig gesien en het hulle hewig daarteen verset, in so 'n mate dat hulle gedreig het om die hele bestuur van Algerië oor te neem en die Moslems heeltemal uit te sluit.

Die Franse Regering het geswig voor die verset en daar het niks van gekom nie. Hierdie gebeurtenis het egter die begin van 'n langdurige proses aangedui. In 1936 is daar 'n voorstel gemaak deur die Franse premier, Leon Blum, wat sou uitloop op die onmiddellike verkryging van burgerregte deur sowat 20 000 Moslems. Weereens is die Colons in beroering gebring. Volgens hulle sou die deurvoer daarvan 'n "ontheiliging" van die eksklusiwiteit van Franse burgerskap meebring. (*D. Gordon*, 1966, p. 38). Hulle het geweet dat, indien dit sou gebeur, dit binne 'n kort tydjie ikabod

met hulle sou wees, want waar sou die streep getrek word? Hulle verset was so hewig dat die Franse regering weereens besluit het om die saak op die lange baan te skuif.

Na die kapitulasie van Frankryk voor die Duitse leërs in 1940 het die nuwe Vichy regering oorgeneem wat hulle laat lei het deur die wense van die Colons. Hulle het selfs van die politieke voorregte waaroor die Moslems op daardie stadium beskik het, in die ban gedoen. Alle bestaande politieke partye is byvoorbeeld verban. Die Colons het selfs die mees gematigde toegewings aan die Moslemmeerderheid verwerp vanweë hul ewigdurende vrees dat hulle in 'n gesaglose minderheid omskep sou word wat deur die Moslems verswelg sou word. Daar was geen langtermyn beleid en besinning oor maniere waarop die Colons hulself as gemeenskap kon beveilig en handhaaf nie. Hulle het alle geloof geplaas op hulle vanselfsprekende "meerderwaardigheid", sowel as hul vermoëns om die Moslems "vir ewig" met wette uit die wetgewende en uitvoerende prosesse te weer. Die verdere verloop van sake het egter bewys dat dit 'n fatale fout was. Hulle het hulle eie belangrikheid vir Algerië en vir Frankryk totaal oorskat. Verder het hulle hulle eie magsposisie totaal oorskat. Hulle is egter veral onverhoeds betrap deur die veranderde wêreldsituasie en hulle kon geen nuwe antwoorde formuleer vir die nuwe uitdagings wat dit gebied het nie... hul enigste oplossing was geweld.

## 'n Nuwe Era

Terwyl die Colons dus nog geglo het dat hulle te kampe het met 'n plaaslike aangeleentheid wat hulle, soos in die verlede met negentiende-eeuse metodes kon oplos, het die wêreld oornag verander. Duitsland is verslaan en die internasionale Kommunisme van die USSR en die internasionale liberalisme van die VSA het die oorlog gewen en sou hulle invloed laat geld. Reeds op die dag van Duitse oorgawe is groot optogte deur die Moslems gehou wat op botsings met die Franse polisie uitgeloop het. Die amptelike dodetal is op 1500 beraam, maar die nie-amptelike getalle het so hoog gestyg as 30 000. Dit sou 'n vuurhoutjie wees wat 'n lont sou aansteek.

In die wêreld buitekant Algerië het gebeure nou teen 'n versnellende tempo plaasgevind. Sirië en Libanon het byvoorbeeld in dieselfde jaar, 1945 onafhanklik geword. Hulle was albei sterk Moslemstate en daarom was dit seker nie verbasend dat hulle onafhanklikwording 'n geweldige invloed op Algerië sou hê nie. Die sielkundige oorlog teen kolonialisme en "rassisme" het wêreldwyd geweldige vordering gemaak. Dit kon sekerlik nie anders nie



want dit is beide uit die Ooste (USSR) en Weste (VSA) aangeblaas. In 1946 het die Moslem leier, Abbas, die "Union Demoratique du Manifeste Algerienne" (U.D.M.A.) gestig, met die oogmerk om Algerië tot 'n republiek verklaar te kry. Terselfdertyd het Messali Hadj ook 'n nuwe politieke party gestig, naamlik die M.T.L.D., wat sterk steun van die kommuniste geniet het. Hulle het militante eise gestel, naamlik dat die Blankes die land moes verlaat en dat Algerië volkome onafhanklik moes word. In 1947 het die "Organisation Spéciale" (O.S.) onder leiding van Ben Bella tot stand gekom as die militêre vleuel van die M.T.L.D., met die doel om toenemende geweld teen die Franse te gebruik.

Teen hierdie tyd het die bevrydingshisterie egter al 'n hoogtepunt bereik met die onafhanklikwording van Indië, die grootste en getalrykste kolonie ter wêreld. Nog steeds het die Colons nie kennis geneem van die veranderde wêreld nie. Hulle het met hulle verouderde tegnieke voortgegaan: "Steun vir die M.T.L.D. het so sterk gegroei dat die Colons bevrees geraak het dat die Moslems die munisipale verkiesings sou oorheers. Hulle het gevolglik druk op die goewerneur-generaal uitgeoefen om die verkiesings so te manipuleer dat die M.T.L.D. nie die oorhand sou kry nie. Die gebruik was effektief, want in die verkiesings van 1947 en 1951 het die Colons 'n veilige meerderheid in die munisipaliteite behou." (*Van Aswegen,* 1980, p. 459).

Terwyl die hele wêreld dus voor hulle oë besig was om – vir hulle – 'n uiters gevaarlike metamorfose te ondergaan, het hulle nog steeds al hul aandag gewy aan hierdie soort klein plannetjies wat niks meer as korttermynvoordeel vir hulle kon inhou nie. Vir hulle was die enigste alternatief oorlog: 'n oorlog wat hulle darem sekerlik sou wen, gesien hul ekonomiese krag en die feit dat hulle tot die "bitter einde" ondersteun sou word deur die Franse Leër. En hul vyand sou, soos in die verlede, 'n aantal swak gewapende en onopgeleide Moslems wees. Dit was wat hulle geglo het, maar weereens is hulle uitoorlê deur slinkse politici en is hulle onverhoeds betrap.

## Die Militêre Stryd

Ook wat die militêre aspek betref, het die buitewêreld intussen sodanig verander dat ou maatstawwe nie meer gegeld het nie. Teen 1952 was Frankryk druk besig om 'n verlore stryd in Indo-Sjina te voer. Ten spyte van hul beter wapentuig kon die Franse net nie daarin slaag om die "rewolusie" teen hul gesag af te skud nie. Frankryk se wedervaringe gedurende die Tweede Wêreldoorlog het baie daartoe bygedra om sy gesag te ondermyn.

Die feit dat die Franse na slegs enkele weke totaal deur die Duitsers verslaan is, het nie onopgemerk by die res van die wêreld verby gegaan nie.

Wat die Duitsers kon doen, kon hulle ook doen. Die bekendste van die Asiatiese oorloë was natuurlik die een in Viëtnam waarin die Amerikaners in die vroeë sestiger jare betrokke geraak het namate die Franse die stryd gewonne gegee het.

Teen die middel van die jare vyftig sou twee ander Franse gebiede, Marokko en Tunisië, ook hul onafhanklikheid verkry. Hierdie "suksesse" sou natuurlik 'n groot invloed uitoefen op gebeure in Algerië. Op die nag van 1 November 1954 sou die opstand teen Franse gesag in alle erns 'n aanvang neem. Terwyl die Franse feesgevier het ter herdenking van die beëindiging van die Tweede Wêreldoorlog, het die Moslems die wapens – kommunistiese wapens – teen hulle opgeneem. Sowat sewentig voorvalle van geweld, brandstigting, plundering en bomontploffings het plaasgevind. Oor 'n onwettige sender het die volgende boodskap die Franse bereik: "Vandag, 1



*FLN Betoging in Algiers*



November 1954, het Algerië sy stryd begin vir vryheid, en vir die Islam. Vandag het Algerië weer eens met eer begin lewe." (*E. O'Ballance*, 1967, p. 39).

Aanvanklik het die Franse gedink dat dit slegs die werk van Tunisiese rebelle was, of 'n plaaslike stamopstand in die Auresgebergte, omdat daar nie uit die staanspoor 'n massa-opstand was nie. Die rebelle was teen 1954 slegs 3000 sterk, en hulle het ook nie oor veel wapens beskik nie. Hierdie illusie is egter spoedig vernietig met die volgende aankondiging oor die radio: "die opstand is geloods in Algerië, vir ons vryheid teen Franse Imperialisme" (*Ibid*, p. 53). Geleidelik is die stryd uitgebrei. Die Franse het aanvanklik vier bataljonne versterkings uit Frankryk gestuur, wat die leër op 50 000 man te staan gebring het.

Die ondermynende organisasie het met die uitbreek van die oorlog 'n naamsverandering ondergaan en het voortaan bekend gestaan as die FLN (Front de Libération Nationale), en hulle het hul doelstelling as volg geformuleer: "Nasionale onafhanklikheid in 'n Noord-Afrikaanse raamwerk, en die herstel van die Algerynse staat op die lees van die beginsels van Islam." (*D. Gordon*, 1966, p. 55). Hul taktiek was aanvanklik van 'n tref-en-trap-aard, waar dit gegaan het om die oorheersing van die Moslem bevolking en die terrorisering van die Colons. Die internasionale ervaring het egter nie by hulle verby gegaan nie, veral nie die gebeure in Asië nie. Hulle het sterk met die Viet Minh geïdentifiseer. Hulle het ook letterlik gebruik gemaak van die Maoistiese guerilla-strategie. Die Sjinese leier het daarna verwys as die "vis in die water"-taktiek. Die guerillas moes hulle in die platteland ingrawe en dan soos 'n vis in water met die plaaslike bevolking meng: dit maak dit vir die veiligheidsmagte baie moeilik om hulle vas te trek want hulle verdwyn in die see van mense. Op sy beurt sou hierdie taktiek daartoe aanleiding gee dat die Franse leër steeds groter getalle manne na Algerië moes stuur om hierdie ontwykende doelwit vas te trek en die plaaslike Moslems te "beskerm". Dit sou weer die koste van die oorlog buite verhouding laat eskaleer, en dit is presies wat die Moslems wou bereik. Hulle was baie suksesvol met hierdie strategie, want spoedig het die Franse militêre aanwesigheid gestyg tot so hoog as 400 000 man.

**Die Colons en die oorlog**

Ten spyte van aanvanklike optimisme oor hul magsposisie in die stryd a.g.v. die ondersteuning van die Franse leër het die Colons spoedig van 'n gespletenheid bewus geword. Vir die handhawing van hulself en die beveili-

ging van hul mense het die Colons nou al meer afhanklik geword van die leër, in so 'n mate dat hulle as gemeenskap toenemend in hulpeloosheid verval het. Hulle was nie meer in beheer van sake nie.

Hierdie feit het veral duidelik geword toe die FLN in 1956 besluit het om hulle toe te spits op "sagte teikens", naamlik die Colons. Eerstens sou hulle die "pied noire" se gunstelingbesoekpunte aanval en vernietig, tweedens sou hulle alle Moslems wat die blankes ondersteun vermoor, en derdens sou hulle poog om die stedelike gebiede tot stilstand te dwing. Die implementering van hierdie strategie het bekend gestaan as die "Slag van Algiers".

Om hierdie nuwe aanslag die hoof te bied het die Algerynse Goewerneur-Generaal in Januarie 1957 besluit om die valskermtroepe onder leiding van Generaal Jacques Massu toestemming te gee tot vrye optrede om alle vorme van terrorisme uit te delg. Massu het so te werk gegaan dat die identifisering, agtervolging, aanhouding en ondervraging, selfs marteling, van verdagtes, sentraal gestel is. Hier was daar dus sprake van 'n "totale teenaanslag" waarin ook nie geskroom is om van dieselfde metodes gebruik te maak as die terroriste nie. Hierdie beleid was geweldig suksesvol en die FLN se aktiwiteite is grootliks aan bande gelê. Die belangrikste punt is egter dat, nieteenstaande die suksesse, Massu nie daarin kon slaag om terrorisme heeltemal uit te roei nie. Hy het hulle slegs ondergronds gedryf waar hulle kon skuil soos 'n vis in die water, totdat 'n geleentheid vir aksie hom weer voorgedoen het.

Dit was op hierdie stadium dat die veranderde wêreldsituasie homself weereens duidelik geopenbaar het. Instede daarvan om te juig oor die suksesse is 'n sielkundige aanslag nasionaal en ook internasionaal teen die Franse optrede van stapel gestuur. Ironies genoeg was dit veral die kommuniste wat hulle teen die gebruik van "kru, brutale stabiliseringsmetodes" uitgespreek het. In Frankryk het die linksgesinde pers 'n protesbeweging op die been gebring om hierdie optrede te veroordeel. Die Colons het egter vir Massu as 'n held vereer, want hy het weer vir hulle 'n mate van sekuriteit gebring.

Hierdie sielkundige aanslag sou maar net die begin wees. Op 8 Februarie 1958 het die Franse Lugmag die Tunisiese dorpie Sakiet Sidi Youssef aangeval omdat FLN terroriste hulself daar ingegrawe het. Sowat 69 mense is in die aanval gedood en 130 is gewond. Dit was egter die teken vir 'n wêreldwye sielkundige veldtog om weereens teen die Franse van stapel gestuur te word. Dwarsdeur die wêreld het die pers ten hemele geskreeu teen



die wreedaardige Franse en selfs in die VN is 'n vurige debat gehou waarin die Franse veroordeel is. Vir die Colons was hierdie gebeure van minder belang want hulle was te besig met die "warm" oorlog wat dwarsdeur die land gewoed het. Met die Franse regering was dit egter anders gesteld.

### Die stadige terugtog

Hierdie sielkundige aanslag, meer as enigiets anders, sou 'n geweldige invloed op die Franse regering hê. In teenstelling met Brittanje, waar dekolonisasie op geen stadium enige bedreiging vir die volgehoue bewind van enige regering ingehou het nie, was die situasie heeltemal anders in Frankryk. Die Algerynse kwessie het 'n albatros om die nek van menige premier geword wat hom grond toe sou dwing. Na die Sakiet-aanval het die Franse premier, Felix Gaillard so geskrik dat hy met alle geweld wou skik met die Tunisiërs. Sowat 'n maand na die aanval, op 15 April, het sy regering tot 'n val gekom. Hierdie was slegs een van die tekens wat die stadige terugtog van die Franse regering aangedui het. Teen daardie tyd het die fokus van die beleid tov van Algerië alreeds verskuif vanaf die Colons na die Moslems. Daar was alreeds tekens dat die Colons toenemend as irrelevant beskou is. Hul klein getalle en hul magteloosheid en afhanklikheid van die Franse leër het hierdie situasie slegs beklemtoon.

Gallaird is opgevolg deur Pierre Pflimlin, 'n persoon wat nie hulle belange op die hart gedra het nie, en hom inderdaad beywer het vir samesprekings met die FLN met die oog op 'n skikking. Toe die nuwe premier se kabinet bekend gemaak is, het die Colons in die strate van Algiers daarteen geprotesteer. Op hierdie stadium moet ons onthou, was daar aan die een kant 'n "warm" oorlog wat deur Massu byna suksesvol afgehandel is, en aan die ander kant 'n eksterne sielkundige oorlog teen die Franse regering. Nou volg daar egter die meesterlike skuif, die finale stap van enige sielkundige oorlog – 'n volk vernietig homself – die politici beplan in die geheim die groot verraad.

### Agter geslote deure

In die partypolitieke stelsel is daar altyd beroepspolitici wat net wag vir 'n geleentheid om die aandag op hulself te vestig. Vir so 'n skuif kies hulle gewoonlik 'n tydperk van nasionale krisis wanneer mense nie normaal kan dink nie, of so verward is dat enigiets vir hulle beter lyk as dit wat hulle het. In Suid-Afrika was daar ook deur die jare sulke manne gewees, o.a. Tielman Roos met sy geslepe optrede gedurende die krisis om die goudstan-



*President De Gaulle*



*Rebelle Generaals Jouhaud, Salan & Challe*



daard in die dertigerjare, en Jan Smuts met sy voorstel tot deelname aan die oorlog met die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog. Tydens beide hierdie insidente kan aanvaar word dat daar vooraf heelwat agter geslote deure gekoukus is.

So 'n politikus span gewoonlik sy seile na die wind, totdat hy eers die nodige magsposisie bereik het, en daarna implementeer hy sy sinistêre planne. Op die politieke toneel in Frankryk het daar nou 'n soortgelyke komplot afgespeel. Wat agter die skerms gebeur het, en watter belange alles betrokke was, sal 'n mens seker nooit weet nie. Maar in hierdie tyd, terwyl die Colons naarstiglik op soek was na iemand in Frankryk wat as hul leier kon optree, begin die voormalige sekretaris van die Franse Minister van Verdediging, Leon Delbecque, homself skielik geesdriftig beywer vir die saak van Genl. de Gaulle. Laasgenoemde was natuurlik die leier van die "Vrye Franse Beweging" gedurende die Tweede Wêreldoorlog, maar hy het in 1946 uit die politiek getree. Delbecque rig hom nou veral tot die beangsde Colons en probeer hulle oorreed om op te sien na die man De Gaulle vir verlossing uit hulle politieke dilemma. Hy stig selfs 'n geheime politieke organisasie met hierdie doelwit voor oë.

Aanvanklik wou die Colons egter niks weet nie en gee hul steun aan Massu, die man wat die FLN byna vernietig het. Massu verklaar homself bereid om aan die hoof van 'n Komitee vir Openbare Veiligheid te staan. Toe Delbeque dit sien besluit hy om ook sy krag by die komitee in te gooi. Daardeur sou hy die massasteun van die Colons kon wen, wat onvoorwaardelik aan hierdie organisasie toegesê is. Hy doen dit egter nog steeds met die duidelike doel om propaganda te maak vir 'n bewindsoorname deur De Gaulle, en om die Colons te oortuig van die "voordele" wat so 'n bewindsoorname vir hulle sou inhou. (*E. O'Balance*, 1967, p. 106).

De Gaulle self het tot op hierdie stadium op die agtergrond gebly en die stryd tussen die Franse Regering en die Colons fyn dopgehou. Hy was bereid om geduldig op die regte geleentheid te wag om na vore te tree en op bewindsoorname aanspraak te maak. (*R. Kilian*, 1985, p. 39). In die enigste uitsprake wat hy maak spreek hy hom uit teen "politieke partye", maar weerhou hom van enige kritiek teen die leër en die Colons. Hierdie taktiese skuif, sowel as ondergrondse beïnvloeding is daarvoor verantwoordelik dat die leër hom ook nou ten gunste van De Gaulle uitspreek. Vanweë die optrede van die politici in Indo-Sjina, wat gelei het tot die verlies van die gebied, het die leër aanvanklik afsydig gestaan teenoor die politiek. Nou verander dit egter.

Op hierdie stadium het die situasie so kritiek geraak en die verhoudinge met die Franse Regering so gespanne dat die "Komitee vir Openbare Veiligheid" selfs 'n staatsgreep teen die Franse Regering beplan en Valskermtroepe na Korsika stuur om die Franse gesag daar omver te werp. Die troepe wat gestuur sou word om die poging af te slaan, sou oorreed word om na Algerië te gaan en op 'n bewindsoorname deur De Gaulle aan te dring. Die ondergrondse beïnvloeding ten gunste van De Gaulle wat aan die gang was, was sielkundig uiters suksesvol. Bogenoemde insident lei dan ook tot die bedanking van Pflimlin en op 1 Junie 1958 word De Gaulle aangestel as die Franse Premier.

## Die Groot Verraad

Een van De Gaulle se eerste stappe sou wees om vir Frankryk 'n nuwe grondwet op te stel waarin hy as President in 'n onaantasbare posisie geplaas sou word. Alhoewel hy sy posisie te danke gehad het aan die ondersteuning van die Colons en die Franse Leër het hy hom nie in die minste aan hulle gesteur nie. Die Colons het nie eers 'n enkele verteenwoordiger in sy kabinet gekry nie.

Wat die posisie van die leër betref was sy optrede nog meer verregaande. Sy hele optrede was daarop gemik om die weermag ondergeskik aan burgerlike beheer te stel. Om daarin te slaag sou daar veral gekonsentreer word om leëroffisiere wat "onder verdenking van 'n dislojale houding teenoor Frankryk" gestaan het, te identifiseer en te ontslaan. So het hy dan ook vir Generaal Salan, wat gehelp het om hom aan bewind te plaas, ontslaan en vervang met Generaal Challe. Die doel van die oorlog was nou slegs die behoud van die status quo "sodat die Algerië-beleid heroorweeg kon word" sonder die moontlikheid van 'n militêre vernedering.

Hy het egter nog verder gegaan as dit en op 3 Oktober 1958 word die "Konstantyn-Plan" geloods waarin hy die administratiewe sleutelposte met sy eie mense vul en die Colons heeltemal sonder enige mag laat.

Met De Gaulle se eerste besoek aan Algerië in Junie 1958 word sy posisie nog duideliker. Hy ontslaan vir Generaal Challe wat hom "skuldig gemaak het" aan sterk ondersteuning vir die Colons. Sy opvolger, Generaal Ely, ontvang opdrag om "oproeriges" (ondersteuners van die Blankes) binne die leër op te spoor en uit Algerië te verplaas of af te dank. Tydens hierdie besoek het hy openlik 'n onverskillige houding teenoor die Colons ingeneem en ook uit sy pad gegaan om welwillendheid aan die *Moslems* te bewys. Dit



was nou die voordeel van sy bewind wat deur De Gaulle se ondergrondse verkoopsmanne aan die Colons belowe is.

Met hierdie optrede slaag hy dus daarin om sowel die Colons as die leër totaal te neutraliseer en magteloos te maak en kon hy soos 'n wafferse diktator doen net wat hy wou sonder dat hierdie mense hulself effektief kon verset. Op 16 September 1959 hou hy sy bekende "selfbeskikkingstoespraak" waarin hy Algerië op 'n skinkbord aan die Moslems aanbied. Op 6 – 7 Mei 1960 hou hy 'n referendum oor die aangeleentheid en 58% van die Moslems stem ten gunste van onafhanklikheid. De Gaulle het dus vir die FLN dit gegee wat hulle beslis nie met 'n militêre stryd kon wen nie, nl. Algerië.

## Hoe laat is té laat?

Die hele tyd het die Colons die verwikkelinge met vrees en agterdog dopgehou. Hulle is egter oorval deur 'n gevoel van defaitisme en hopeloosheid. Die magte wat teen hulle aangerol het was net te sterk. Nie net het hulle te kampe gehad met 'n volskaalse Moslem-rewolusie nie; die grootste aanslag het gekom van die man wat veronderstel was om hulle uit hul penarie te red. Soos wat seker maar menslik was het baie mense aanvanklik geweier om te glo dat hy besig was om hulle uit te verkoop. Daar was bewerings dat De Gaulle se optrede slegs vir openbare konsumpsie bedoel was en dat hy agter die skerms nog steeds planne gehad het om na hul belange om te sien. Hierdie gerugte en verstandelike onvermoë om die snel opeenvolgende veranderinge te absorbeer, het daartoe gelei dat Generaal De Gaulle byna sonder enige teenstand sy planne kon deurvoer.

Geleidelik het die nare werklikheid van wat eintlik aan die gang was egter tot die Colons begin deurdring en hulle het die gevoel van verdwasing begin afskud. Hulle is met verbittering gevul en het geweet dat hulle nou vinnig iets sou moes doen as hulle nog iets wou red. Die enigste uitweg wat vir hulle oop was, was geweld; dieselfde meganisme wat die Moslems reeds vir soveel jare teen hulle aangewend het. Op 3 November 1960 het studente by die Universiteit van Algiers 'n staking gereël as bewys van hul verset teen hul uitlewering aan Moslemgesag. Tydens De Gaulle se besoek aan Algerië op 9 – 13 Desember 1960 het die Colons grootskaalse betogings teen hom gereël.

Op hierdie stadium het die leër ook besluit om betrokke te raak want hulle kon sien dat dieselfde lot wat hulle in Indo-Sjina getref het, in Algerië op

hulle gewag het. Die afgedankte Generaals Challe, Salan, Zeller en Jouhaud het 'n staatsgreep teen De Gaulle probeer organiseer. Vanweë sy vele politieke aanstellings in die leër het dit egter nie geslaag nie. Hy het te veel van sy manne op die regte plekke gehad.

Toe die opstand van die generaals misluk, het baie Colons vir die eerste keer werklik besef hoe ver dinge reeds gegaan het. Alhoewel dit al reeds so laat was het hulle desperaat probeer om nog iets te red. Hulle het oorgegaan tot die stigting van "Organisation de l'Armeė Secrète" (OAS). Dit het bestaan uit 'n versameling van desperate Europese burgerlikes wat enigiets sou doen om Frans-Algerië te red, en verbitterde weermagsoffisiere wat daarop ingestel was om de Gaulle se diktatuur ten alle koste omver te werp. (*D. Gordon*, 1966, p. 69). Daar is nou begin met 'n veldtog van doelbewuste geweld soos sluipmoordaanvalle, selfs 'n vrugtelose sluipmoordaanval op Generaal De Gaulle. Soos wat hulle in die verlede aangeval is, het hulle nou die Moslems begin aanval en talle is om die lewe gebring. In Mei 1962 is daar begin met 'n "verskroeide-aarde-beleid". Dit was desperate mense hierdie, wat nie van plan was om dit wat hulle deur geslagte opgebou het net so aan vreemdelinge oor te gee nie. Daar was selfs planne om Algiers te verwoes, maar daarvan het niks gekom nie.

Dit was egter, helaas, te laat. Op 20 Mei 1961 het De Gaulle die voorlopige regering van die Algerynse Republiek in Evian ontmoet vir samesprekings. Tydens hierdie samesprekings het die Moslemregering geweier om enige spesiale voorsiening vir die Colons te maak. Die OAS kon nou sien dat alles verby was en dat volgehoue geweld niks meer kon vermag nie. In ruil vir nuwe waarborge vir die veiligheid van die Colons is alle geweldpleging gestaak. Op 1 Junie 1962 het die gebied formeel die Demokratiese Republiek van Algerië geword, en dit is as sodanig deur Frankryk erken. Vir die tweede keer in tweeduisend jaar is Algerië weggeskeur uit die Westerse beskawingskring.

### Hoe bitter was die einde?

Vir die Colons was dit seker die bitterste einde wat denkbaar is vir enige volk of gemeenskap. Nie slegs het hulle hul vryheid verloor nie; hulle het hulle land verloor in die mees fisiese sin denkbaar. Die mense wat Algerië oor meer as 150 jaar opgebou het vanaf 'n seerowersnes en 'n barre woestynlandskap tot 'n "graanmandjie" is nou reddeloos gelaat. Die meerderheid van hulle was reeds tweede- of derde-geslag Algeryne, met ander woorde, hul bande met die land het verder teruggegaan as dié van die oorweldigende meerderheid Amerikaners wie se voorouers die VSA slegs aan die begin van hierdie eeu binnegestroom het.



Wat hier vir die einste Amerikaners die blote beëindiging van kolonialisme was, was vir hierdie mense die aanvaarding van Moslemheerskappy, iets wat net so vreemd aan hul aard was as wat byvoorbeeld die aanvaarding van 'n Sjinese diktatuur deur die VSA sou wees. So groot was die verandering dat daar nouliks 'n Colon was wat bereid was om onder die nuwe bewind te bly, nieteenstaande hul materiële en emosionele bande met die land. In 1962 sou 650 000 Colons hul geboorteland verlaat en in 1963 sou hul gevolg word deur nog 80 000. Uiteindelik sou sowat 1 miljoen Colons hul geboorteland verlaat in een van die grootste bevolkingsverskuiwings van die moderne tyd.

### Geldige argumente tel nie

Al die blanke gemeenskappe in Afrika is soos die Colons van Algerië, deur die jare onderwerp aan die mees verstommende sielkundige aanslag. Hulle is beskuldig daarvan dat hulle selfsugtig en rassisties was omdat hulle nie hul burgerregte met die inheemse bevolking wou deel nie en omdat hulle alles in hul vermoë gedoen het om hulle politieke posisie te beveilig. Van hul kant af, het hierdie mense beweer dat hulle die enigste waarborg vir vryheid en vooruitgang in die gebiede was. Daar moet nou gekyk word na wie se argument geldig was.

Na die exodus van die Colons het die land ekonomies in duie gestort en tot vandag toe moet dit meer as die helfte van sy inkomste bestee aan die invoer van voedsel. Die enigste faktor wat verhoed het dat die land heeltemal terugkeer na 'n middeleeuse bestaansekonomie, was die geweldige olie- en gasbronne wat deur die Franse ontwikkel is. Gemeenskapsdienste het vir alle praktiese doeleindes in duie gestort. In 1977, vyftien jaar na onafhanklikheid is die situasie soos volg beskryf: "Die land se beplanners was bewus daarvan dat hulle maatskaplike verbeteringe nie langer kon uitstel nie. Nieteenstaande die verdriedubbeling van die oliepryse en die groot potensiële gasrykdom van Algerië het min van die voordele deurgesyfer na die bevolking toe, en daar is groeiende onrus. Werkers moes tevrede wees met die mees skreiende behuising – meer as ses mense per kamer was nie ongewoon nie – hoë inflasie en onvoldoende vervoer en gesondheidsdienste." (*Van Rensburg*, 1981, p. 16).

Wat betref die politieke vryheid wat as rede vir die stryd aangegee is, is dit nog erger gesteld. In dieselfde jaar as onafhanklikheid het die land sy eerste



*Franse Vlugtelinge (Colons) drom saam in 'n halsoorkop vlug by Algiers se hawe.*

staatsgreep beleef. Een van die eerste stappe van die nuwe regering van Ben Bella was die nasionalisering van alle grond wat die eiendom van Colons was. Hy het ook kollektiewe boerdery ingestel soortgelyk aan dié in die USSR – met katastrofale gevolge vir die landbou. In Augustus 1963 is besluit op 'n Presidensiële regeringstelsel, maar slegs een politieke party sou toegelaat word, die FLN. In 1965 is Ben Bella deur Boumedienne in 'n staatsgreep uit die kussings gelig. Sedertdien is dit 'n eenparty diktatuur waarin daar van vryheid geen sprake is nie.

Die Colon-argumente waarom hulle beheer probeer behou het, was dus geldig. Die geskiedenis ken egter slegs een kriterium: mislukking of sukses. Die Colons het hul land verloor en daarmee van die wêreldtoneel af verdwyn om nooit weer te verskyn nie. Die feit dat hulle rasionele beoordeling van die situasie deur die geskiedenis as korrek bewys is, maak hul vernietiging nie minder bitter nie.



**Wat het verkeerd geloop?**

Hierdie is seker 'n vraag wat baie van hulle oor en oor gevra het in daardie desperate tye toe een miljoen mense moes raap en skraap om 'n paar besittinkies saam te neem in die groot uittog. Hulle moes die groot stede en plase en nywerhede wat hulle deur geslagte opgebou het, net so agterlaat.

Ook vir ons is dit 'n moeilike vraag om te beantwoord, maar geweldig belangrik met die oog op ons eie situasie in S.A. Hier het ons te doen gehad met 'n gemeenskap van sowat 1,5 miljoen Colons. Dit is so groot in getal soos menige klein volkie, en nie veel kleiner as die Afrikanervolk nie. Hulle het ekonomies, polities en militêr 'n byna onaantasbare posisie binne hul land Algerië beklee. Hoe is dit moontlik dat so 'n gemeenskap wat aan baie van die kriteria van volkskap voldoen het, en wat 'n eie groepsbewussyn gehad het, binne 'n dekade totaal verslaan en van die wêreldtoneel af verdwyn het?... in so 'n mate dat daar van hulle geen spoor oorgebly het nie?

Soos baie Afrikaners vandag, het hulle ook geglo dat dit nooit met hulle kon gebeur nie. Met ander mense, ja, maar nie met hulle nie. Soos die Afrikaner het hulle voorsate gekom uit 'n era toe die Europeërs nog die hele wêreld met al sy nie-Blanke volke oorheers het. Hulle was grootliks bewus van die meerderwaardigheid, in tegnologie en produksie, van hul eie beskawing. Daar kan inderdaad beweer word dat hulle so verblind geraak het deur hulle eie krag dat hulle nooit hulle swakhede raakgesien het nie. Dit was hierdie swakhede, hoe gering dit ookal geag mag word, wat hulle uiteindelike ondergang beteken het.

Hulle het geglo dat hulle ekonomiese meerderwaardigheid hulle onbepaald in staat sou stel om die politieke proses te manipuleer. Hulle kon dus daarvoor sorg dat wetgewing bestaan wat die Moslems sou weerhou van politieke oorheersing. Net soos die Afrikaner vandag, het hulle gereken dat hulle onbepaald hulle posisie deur wetgewing sou kon verskans. En indien dit nie meer voldoende was nie, was daar nog altyd hulle militêre mag om op terug te val. In 'n gewapende stryd sou hulle onontwikkelde vyand tog seker nie 'n kans hê nie...

Hulle het dus so magtig gevoel dat daar by hulle nooit werklik enige onafhanklike soekende denke oor hul gemeenskap se voortbestaan was nie. Hulle het oënskynlik nooit daaroor gewonder hoe hulle tot in die verre toekoms hul voortbestaan kon verseker in 'n land waarin hulle oorweldigend in die minderheid was, en met behulp van die Westerse mediese

wetenskap, 'n steeds kleiner minderheidjie geword het nie. Hul optrede is oorwegend bepaal deur korttermyn ekonomiese voordele, en aan die verre toekoms het hulle nie eintlik gedink nie. Dit was ekonomies in hul voordeel om die hele gebied met sy Moslem meerderheid te oorheers, net soos wat dit vandag vir die meerderheid Afrikaners onmoontlik lyk om sonder Swart arbeiders klaar te kom. Soos die Afrikaners van vandag kon hulle niks verkeerd daaraan sien nie, hul doen mos 'n goeie daad deur vir die Moslems werksgeleenthede en kos te verseker. Soos wat dit vandag met die Afrikaner die geval is, was hierdie moralisering egter net 'n rookskerm vir hul eie gemaksug. Die gedagte het nooit by hulle opgekom dat hulle as inheemse bevolking van Algerië ook die reg op 'n deel van die gebied gehad het, wat hulle kon opeis om 'n selfstandige bestaan op te voer nie; nee, hulle wou volstrek alles hê, met die gevolg dat hulle alles verloor het.

Indien die Colons hulle egter mettertyd in 'n spesifieke gebied gevestig het, en dit so beset het dat hulle die alleenbesitters en die enigste inwoners daarvan was, dan sou hulle ongetwyfeld hierdie gebied netso soos hul eie kon beskou as wat die Amerikaners en die Kanadese dit doen. Indien die gebied verder nog oor duidelike grense beskik het en deur hulself bestuur is sou hul aanspraak op sodanige gebied op geen wyse betwis kon word nie. Dit sou egter beteken het dat hulle soos 'n volk, en nie soos 'n setlaarsgroep moes lewe nie. Geen Moslem arbeiders moes binne so 'n gebied indiens geneem word nie omdat werksgeleenthede tot geleidelike vestiging lei en dan tot die onvermydelike opeis van sekere regte, iets wat die beskikkingsreg van die hele gebied in gedrang sou bring. Instede van 'n eie kleiner land het hulle toe op die ou end alles verloor en met niks gesit nie.

Die opkoms van 'n nuwe wêreldorde buite hul grense het oënskynlik by hulle verby gegaan. Hulle het volstrek geweier om enige lesse daaruit te leer. Hulle het geglo dat dit voldoende was om die veranderinge slegs te ignoreer, en indien dit te dreigend geword het, met geweld te probeer vernietig. Hulle het nie besef dat die nuwe wêreldorde gefundeer was op 'n idee nie, en dat 'n idee nie met 'n koeël doodgeskiet kon word nie. Dit was hierdie idee wat die speerpunt sou vorm van die sielkundige aanslag wat teen hulle geloods is. In 'n era waarin die "openbare mening" in beroering gebring is deur begrippe soos meerderheidsregering en gelykheid – die gevolg van 'n oorlog waarin hulle self vir daardie ideale geveg het – het hulle voortgegaan om soos wafferse landhere van ouds 'n nuwe aristokrasie in Afrika te bou. Teen die aanslag wat hulle getref het, kon hulle nie eers 'n antwoord formuleer nie, wat nog te sê van weerstand bied. Hulle kon niemand ter wêreld oortuig van die morele reg van hul saak nie. Hulle het dus net 'n mag, en nie 'n



idee nie, verteenwoordig. Dit was hierdie morele hulpeloosheid van hulle wat hul achielleshiel was en wat hul stryd uit die staanspoor 'n verlore een gemaak het.

Hulle het nooit *vir* iets geveg nie, hulle het net altyd *teen* iets geveg. Dit was dus nie net genoeg om die sielkundige aanslag te ignoreer nie. Die omvang wat die aanslag buite hulle grense aangeneem het, was te groot. Hulle wêreld was nie meer afgesny en geïsoleer nie, maar was deel van 'n wêreld wat kleiner geword het namate die kommunikasiekanale verbeter het. Biljoene mense dwarsdeur die wêreld kon teen hulle opgesweep word om hulle as onregverdige onderdrukkers en ekonomiese uitbuiters te sien. Hierdie selfde mense sou met baie goeie bedoelings hulp aan hul vyande gee. En die media sou sorg dra dat die oorlog nie meer 'n "totale oorlog" sou wees nie, maar 'n politieke oorlog, waarin militêre maatreëls slegs toegelaat word om sover te beweeg as wat die televisie-kamera en die "openbare mening" dit sou toelaat. Die gevolg daarvan sou wees dat 'n militêre stryd net nooit gewen sou kon word nie, want sodra dit sou lyk asof hulle besig is om te wen sou die openbare mening daarvoor sorg dat die militêre veldtog afgelas word omdat dit "brutaal" of "onmenslik" of wat ookal sou wees. Koppel hieraan 'n nuwe oorlogstrategie uit die Ooste, naamlik Mao Tse Tung se idees van 'n plattelandse insurgensiestryd waar die terroriste doelbewus soos "'n vis in water" met die plaaslike bevolking moes meng, dan is dit duidelik dat so 'n oorlog net nie gewen kon word nie. Hulle eie militêre oorwinnings sou dus nooit veel meer bereik as om die status quo te behou nie. Van 'n "totale oorwinning" sou daar nooit enige sprake wees nie.

Vanweë hierdie hulpeloosheid teen die sielkundige aanslag en hulle onvermoë om 'n teenstrategie te formuleer, het hulle toenemend hul bewegingsvryheid ingeboet en het hulle afhanklik geword. In die eerste plek het hulle afhanklik geword van die leër wat hulle moes beskerm. In die tweede plek het hulle afhanklik geword het van die beroepspolitici wat die leër beheer het, 'n verwikkeling wat nog gevaarliker was. Vanweë die leër se hiërargiese samestelling en die feit dat dit deur politici beheer is, kon dit nooit werklik 'n onafhanklike krag word nie. Die politici kon dit effektief neutraliseer deur politieke aanstellings in die top-struktuur.

Hierdie beroepspolitici het hulle eie belang vooropgestel, en geen lojaliteit teenoor die volk gehad nie. Verder het hulle self die prooi geword van die sielkundige aanslag en omdat hulle oor geen teen-strategie beskik het nie, het hulle toenemend kapitulasie gesien as die enigste uitweg. Deur dit te doen het hulle self die finale fase van die sielkundige oorlog geword. Hulle

sou van binne af hulle volk ondergrawe en vernietig. Hierdie nederlaag in die sielkundige oorlog was vir die Colons heeltemal onbegryplik. Dit was eenvoudig te listig vir die menslike verstand om te absorbeer. Vir hulle was die vyand nog steeds 'n duidelik-identifiseerbare teiken. Dat dit 'n mede-Fransman sou wees wat hulle aan hul lot sou oorlaat kon en wou hulle net nie glo nie. Generaal De Gaulle, wat ook al sy foute, sou hulle nooit verraai nie... Op dieselfde manier waarop derduisende Afrikaners vandag weier om te glo dat P.W. Botha en sy regering ons kan verraai: "Hy is dan ook 'n Afrikaner, hy gaan homself ook mos benadeel", is die antwoorde wat 'n mens dikwels hoor. Hierdie mense is egter onkundig oor die mag en invloed van die sielkundige oorlog. Dit is juis daarop gemik om mense se siele aan te tas.

Hoe dit ook al sy, Generaal De Gaule het hulle wel verraai en aan hulle lot oorgelaat. Soos die meeste moderne politici kon hy egter daarin slaag om die media te gebruik om sy verraad en sy politieke neerlaag na 'n oorwinning te laat lyk. Instede daarvan dat die Franse van hom 'n Vichy of 'n Quisling gemaak het, het hulle hom vereer vir sy "groot staatsmanskap". Hieruit blyk duidelik wat met hierdie soort sielkundige aanslag vermag kan word.

Vandag word die gebeure in Algerië, en ook elders in Afrika, as 'n onafwendbaarheid voorgehou. Dit was egter nie die geval nie; niks in die geskiedenis is ooit "onafwendbaar" nie. Dit was in die eerste plek die gevolg van 'n sielkundige neerlaag, en in die laaste plek die oorwinning van politieke manipulasie en opportunisme oor onkunde en kortsigtigheid.



HOOFSTUK 6

# Die Wit Hooglande van Kenia

## 'n Duistere, soms bloedige verlede

Argeologiese opgrawings toon dat daar miljoene jare gelede reeds mense gewoon het in Oos-Afrika, die gebied waarin Kenia geleë is. In 1972 het Richard Leakey 'n menslike skedel wat 'n beraamde 2,6 miljoen jaar oud is in die gebied oos van die Turkana-meer ontdek. (*Van Rensburg*, 1981, p. 157). Om hierdie rede is daar selfs diegene wat beweer dat Oos-Afrika die wieg van die mensdom is.

In teenstelling met Algerië, is die vroegste geskiedenis van die binneland van Oos-Afrika egter nog tot 'n groot mate in duisternis gehul. Dit is eers vanaf die 10de eeu n.C. dat 'n mens klein kykies kry in die ontwikkelinge van die gebied. Op daardie tydstip het verskeie groot migrasie-strome die ylbevolkte Oos-Afrika binnebeweeg. Swart stamme het uit die ooste en suidooste gekom en in verskeie migrasie-golwe feitlik die hele Oos-Afrika beset. Teen die vyftiende eeu het die eerste Nilote en Nilo-Hamiete uit die Nyl-vallei Oos-Afrika binnegekom. Oos-Afrika het dus vanaf die tiende eeu soortgelyke bevolkingsverskuiwings beleef as Europa in die Middeleeue.

Teen die jaar 1500 n.C. was die voorsate van die vernaamste Swart stamme, die Kikuyu en ander reeds in Senraal-Kenia woonagtig.

Die hele gebied was egter nog in 'n vloeibare toestand omdat nuwe migrasiestrome, soos die van die Luo, die gebied steeds binnebeweeg het. Die volle omvang van hierdie ingewikkelde bevolkingsverskuiwings is onbekend, maar dit, sowel as die groeiende getalle van die Swart bevolking, het reeds probleme ivm bevolkingsdruk en grondgebrek veroorsaak. Selfs na die 15de eeu het nuwe intrekkers nog steeds inbeweeg, en wel die Masai, die Nandi en die Turkana-groepe. Hierdie bevolkingsbewegings het met heelwat oorlog en bloedvergieting gepaard gegaan en dit het die verloorders weer gedwing om op te pak en verder suid te trek.

Een van die grootste stamme in Kenia, die Kikuyu – waarvan ons nog baie sal hoor – het in hierdie tyd uit Shungwaya ooswaarts beweeg en hulle aan die boloop van die Tana-rivier, suid van Berg Kenia gevestig. Hierdie gebied het 'n gunstige ligging vir 'n nedersetting gehad, want die topografie het goeie natuurlike beskutting teen vyandige bure soos die Masai verleen, en die klimaat van die hooglande was gunstig vir die beoefening van landbou. Landbou-grond het egter spoedig beperk geword vir die groeiende Kikuyu-bevolking, en hulle was verplig om hul gesag na omliggende gebiede uit te brei. Daardeur het die Kikuyu mettertyd 'n groot deel van die sentrale hooglande beset, en ook terselfdertyd met hul bure in die ooste, die Kamba, in botsing gekom. Na die suide het hulle ook nuwe landbougrond ingepalm, totdat die Masai vasgeskop het en hul uitbreiding gestuit het (*Van Aswegen*, 1980, p. 215).

Daar kan dus gesien word dat daar van vroeg af reeds 'n stryd om grond in Kenia was. Dit was doodeenvoudig 'n kwessie van mag, en die sterker stamme het dit van swakkeres geroof en hulle gedwing om die wyk te neem. Die oneffektiewe gebruik van die grond en die aanwending van roofbou het hierdie probleme nog vererger. Hierdie feite is belangrik in die lig van latere gebeure in die twintigste eeu toe grond weereens die sentrale tema rondom verwikkelinge in Kenia geword het.

Al hierdie gebeure in Oos-Afrika het gepaard gegaan met oorloë en bloedvergieting op 'n ongekende skaal. In teenstelling met Wes-Afrika was hier geen sprake van 'n georganiseerde staat, of state nie, die stamme het almal in 'n baie losse verband saamgelewe. Die enigste state in die streek was die Moslem-stadstaatjies aan die Ooskus, waarvandaan die Arabiese Moslems eeue lank as slawehandelaars opgetree het. Dit was dus die situasie toe die



Europese moondhede in die 1800's 'n toenemende belangstelling in die gebied getoon het, wat uiteindelik gelei het tot die anneksasie van die hele Oos-Afrika.

**Britse Anneksasie**

Die Britte was al vir baie jare bedrywig aan die Ooskus van Afrika. Dit het veral gegaan om die skepping van die slawehandel en diplomatieke betrekkinge met die klein Moslem-handelstaatjies, soos Zanzibar, wat aan die kus gesetel was.

Met die verloop van tyd het die groot moondhede egter die binneland in 'n nuwe lig begin sien toe hulle om kolonies begin wedywer het. So het Duitsland byvoorbeeld betrokke geraak by die gebied wat as Tanganjika bekend sou staan. Ook die Franse het toenemend in die gebied betrokke geraak. In 1884 is die Berlynse Kongres gehou waartydens die moondhede die binneland onder mekaar verdeel het, sodat 'n groot deel van Oos-Afrika onder die Britse invloedsfeer geval het. In 1895 is die Oos-Afrikaanse Protektoraat uitgeroep oor die gebied wat strek van Mombasa aan die kus tot by die Victoriameer. Dit is die gebied wat vanaf 1920 bekend sou staan as Kenia.

Aanvanklik het die Britse Regering geen voornemens gehad om Kenia te ontwikkel nie. Met die aanbreek van die twintigste eeu het die Britse regering egter om verskillende redes begin met die bou van 'n spoorlyn vanaf Mombasa na die Victoriameer, en Kampala in Uganda. Die Swartmense met hul bestaansekonomie kon hierdie spoorlyn egter nie winsgewend maak nie. Die las van die uitgawes wat die spoorlyn meegebring het vir die Britse belastingbetalers, het die Imperiale Regering laat besluit om die onbewerkte grond aan beide kante van die spoorlyn te ontwikkel.

Hiermee het die Britse regering hul oë op Blanke koloniste gerig om die ekonomie in Kenia te kom bestendig. Die koloniste sou spoorvrag van en na die kus verskaf, wat 'n inkomste aan die regering sou verseker, wat op sy beurt die inkomste kon gebruik om broodnodige maatskaplike dienste aan die Swartmense te verskaf (*Van Rensburg*, 1979, p. 206). Die gebied wat vir kolonisasie deur Blankes oopgestel sou word, was die sogenaamde Wit Hooglande aan beide kante van die spoorlyn, tussen die skeurvallei in die Ooste en die Victoriameer in die Weste.

Die Kommissaris van die Oos-Afrikaanse Protektoraat, Sir Charles Eliot,

is in 1900 aangestel en hy sou 'n sleutelrol speel in die kolonisasie van Kenia. In 1905 het hy na die Hooglande verwys as 'n ylbewoonde en onbewerkte gebied. Hy was ook vasbeslote om van die protektoraat 'n Blanke kolonie te maak (*Sorrenson*, 1968, p. 36).

Eliot se aanbeveling vir die Blanke kolonisasie van die Hoogland is deur die Britse regering aanvaar en ondersteun. In 1903 is daar selfs 'n poging aangewend om 'n "Sionistiese-tuisland" in die gebied te skep. Na aanvanklike oorweging het die Sioniste-beweging egter die aanbod van die hand gewys. Hierdie besluit van die Britse regering sou egter verreikende gevolge inhou. Blanke Setlaars is nou die gebied ingebring waar, soos ons reeds gesien het, grond al klaar 'n hoogsomstrede onderwerp was. En waar daar alreeds te min grond was vir die Swartes met hul roofboutegnieke.

**Wie was hierdie Setlaars?**

Vir die Britse regering was hierdie setlaars beslis 'n ekonomiese bate en hulle sou uit hul pad gaan om hierdie mense te bevredig en om aan hulle sekuriteit te verskaf. Tot hoe 'n mate hierdie mense onder 'n valse indruk gebring is, kan afgelei word uit 'n toespraak van die destydse Goewerneur van Kenia, Sir Evelyn Baring, in 1954. Hy het die Britse Minister van Kolonies aangehaal toe hy verklaar het dat die Britse regering, "bepaald nie persone sou aanmoedig om hulle in Kenia te vestig indien hulle van voornemens was om hulle in die steek te laat nie; hulle sou geregtig wees om volle vertroue te hê ten opsigte van hulle besitreg van die tuistes wat hulle vir hulself en hul kinders geskep het." (*Van Rensburg*, 1979, p. 206).

Nieteenstaande hierdie gesindheid van die Britse regering het die invloei van Blanke setlaars aanvanlik drupsgewys plaasgevind en teen 1902 was daar skaars dertig gesinne in die omgewing van Nairobi. Vanaf 1903 het die Britse regering egter alles in sy vermoë gedoen om Kenia in 'n "witmansland" te omskep en teen 1914 was daar al 1000 boeregesinne op die Hoogland. Die mense wat gekom het om hulself in Kenia te vestig, was vanuit 'n wye verskeidenheid agtergronde: van Britse edelmanne tot ontslaande soldate en selfs 'n klomp avonturiers. Die Afrikanervolk het egter 'n baie belangrike verbintenis met hierdie gebied. Na die neerlaag van die Tweede Vryheidsoorlog het talle Afrikaners hul land verlaat en noordwaarts getrek. Tussen 1902 en 1914 het meer as 3000 Afrikanergesinne hulle in Oos-Afrika gaan vestig, vanaf Tanganjika in die suide tot Kenia in die noorde. 'n Noemenswaardige deel van hierdie mense het hulle spesifiek in Kenia gevestig. Daar is selfs diegene wat beweer dat dit hierdie



"Afrikanerinval" was wat die Hooglande van Kenia vir Blanke vestiging gered het. Alhoewel die Afrikaners aanvanklik nie aan die politiek deelgeneem het nie, was hulle spoedig van die invloedrykste groepe in Kenia. Met hul kennis van boerdery-omstandighede in Afrika het hulle ook spoedig welvarend geword.

Ander invloedryke setlaars was onder andere persone soos Lord Delamere wat hom in 1903 in Kenia kom vestig het, en wat deur verskeie ander adellikes gevolg is. Hierdie setlaars het geweldige groot probleme ondervind met hul vestiging in Kenia: hulle was onbekend met die klimaat, die reënval, die gehalte van die grond, die inheemse en epidemiese veesiektes en die magdom peste en plantsiektes wat hul oeste bedreig het en hulle tot op die rand van ondergang gebring het. Dit was slegs enkele groot grondbesitters soos Lord Delamere wat uitgebreide plantasies tot stand kon bring of groot veestapels kon opbou. Die meeste van die ander het nie voldoende kapitaal besit nie, of het dit wat hul wel besit het, verloor in die vestigingsjare. Selfs waar die boere met groenteboerdery begin het, is gevind dat die Swart boere dit goedkoper kon produseer en verkoop. Daarby was dit koloniale beleid dat hulle nie met die Swartes moes meeding of handearbeid verrig nie.

Net toe die setlaars hul moeilikhede met die natuur te bowe begin kom het, het die Eerste Wêreldoorlog uitgebreek. Plase wat produktief begin word het, is agtergelaat om die hoogste offers vir "King and Country" op die slagveld te gaan bring. Vir vier jaar lank het die plase weereens in die woesteny verval waaruit dit met harde werk gekap is. Na die oorlog, toe die meerderheid van hulle weer voor moes begin, is hulle soos almal hard geslaan deur die na-oorlogse depressie van die twintigerjare en die wêreldwye depressie van die vroeë dertiger jare. Die depressie is opgevolg deur droogtes en sprinkane wat baie boere weereens tot die bedelstaf gedwing het. Eers daarna het 'n geleidelike herstel plaasgevind, maar toe breek die Tweede Wêreldoorlog uit en baie boere moes opnuut by die Britse Leër aansluit. Eers teen die einde van die Tweede Wêreldoorlog het die meerderheid van die boerderye vir die eerste keer werklik winsgewend geword. Hierdie feite maak 'n klug van die bewering van linkses dat die Blankes 'n aardse paradys binnegekom het en dit van die Swartes gesteel het vir 'n rojale lewe, terwyl die Swartes skreiend uitgebuit is.

Na die Tweede Wêreldoorlog het die ekonomie van Kenia met rasse skrede vooruitgegaan. Kenia het 'n welvarende landboukolonie geword wat op die sweet en beplanning van Blanke boere gebou was. Trouens, teen 1950 het

een Blanke boer op een vierkante kilometer goedere ter waarde van R8500 geproduseer teenoor die R2400 van die Swart boer. Laasgenoemde het dan ook nog die voltydse ondersteuning van regeringsadviseurs gehad. 'n Reis deur Kenia het toe getuig van wat tot stand gebring is: reuse oeste, 'n verskeidenheid van vrugtesoorte, koring, mielies, koffie, sisal, tee, groot veestapels – alles die resultaat van 'n lang proefneming en 'n duur geveg met siektes en droogtes. (*Van Rensburg*, 1979, p. 208).

Na al die stryd en swaarkry het hierdie land mildelik teruggegee. Dit is dus nie verbasend dat die Blanke setlaars lief geword het vir die land nie; hulle was die eerste ware nasionaliste van Kenia. Hulle was aan die land en grond verbind met 'n emosionele band en dit was nie maar net nog 'n manier om 'n bestaan te maak nie. Anders as die amptenare en die sendelinge, het hulle hul ten volle gewy aan hierdie land: hul volle energie, kapitaal en selfs gesinne is gewaag in wat heel dikwels 'n spekulatiewe onderneming was.

Dit is sekerlik nie verbasend dat hierdie mense wat die land met hulle sweet opgebou het, en lief geword het daarvoor, aangedring het op die beveiliging van hul regte en belange nie. Want hier kom ons nou by die kruks van die aangeleentheid: soos in Algerië kon die setlaars in Kenia nooit daarin slaag om 'n meerderheid van die bevolking te word nie. En net soos hul eweknieë in Algerië het hulle geweet dat selfs hulle beste prestasies nie 'n waarborg vir veiligheid was nie; een of ander tyd sou die Swart getalle hulle onderploeg. In Kenia was die getalle-agterstand nog veel groter as in Algerië: in vergelyking met die 1,2 miljoen Colons het maar sowat 60 000 Blanke Setlaars hulle in Kenia bevind. Die opkomende Swart nasionalisme het dus 'n groeiende bedreiging vir hulle geword vir hul gevestigde politieke en ekonomiese posisie wat oor 'n tydperk van 50 jaar met harde werk opgebou is. "Daarom het die Blanke 'n laer-mentaliteit ontwikkel met al sy groot vrese, sy uitdagende houding, sy geestelike isolasie wat uiteindelik gestalte sou vind in 'n Eed van Blanke-Bloedbroederskap om tot die bitter-einde volkome solidariteit en moed te betoon. Die Setlaars se posisie het aldus die van beleërdes geword." (*Ibid.*, p. 209).

**Teenstellinge**

Soos wat dit in Algerië die geval was het die teenstellinge tussen die setlaars en die inheemse Swartes dadelik na vore gekom. Hier het twee beskawings ontmoet wat bloedweinig, indien enigiets, met mekaar in gemeen gehad het. Die Westerling is prakties en haastig: hy wil dinge gedoen kry. Die Swarte



is presies die teenoorgestelde: vir hom is tyd absoluut geen faktor nie. Tot met die koms van die Witman was daar geen geldstelsel nie en dus geen stimulasie vir vooruitgang nie. Daar is slegs 'n bestaansekonomie bedryf en "die swartman het feitlik ondermenslik in sy gebrekkige-begripsvermoë voorgekom – vuil, lui en geheel en al onbetroubaar. Dis allermins vreemd dat in hierdie omstandighede twee oortuigings by die Setlaars posgevat het nie: eerstens van die feitlik onremedieerbare minderwaardigheid van die Swartman, en tweedens die Blanke se roeping om die beskawing na duisendjarige onkunde en selfs barbarisme na Afrika te bring." (*Ibid.*, p. 208).

Die meeste Blankes het nie na Afrika gekom om die Swartes te domineer nie, maar nogtans het hierdie sieninge binne 'n kort tydjie groot veld gewen.

Die grootste teenstelling was egter, soos in die geval van Algerië, die grondkwessie. Daar is reeds verwys na die grondkwessie in die voorkoloniale era. Reeds in daardie stadium was die grond onvoldoende, en met die koms van die Westerse mediese wetenskap en die gevolglike bevolkingsontploffing is dit heelwat vererger. Soos wat die geval was in Algerië het die Swartes ongelooflike groot stukke grond toegeëien op grond van vroeëre verowerings, of omdat hul beeste een of ander tyd daar gewei het. Slegs 'n baie klein gedeelte van hierdie grond is egter ooit bewoon en bewerk. Soos in Algerië was hierdie onbewoonde en onbewerkte grond 'n onweerstaanbare trekpleister vir die Blankes. Hulle kon net nie verstaan dat mense oor soveel grond beskik maar dan geen moeite doen om dit te bewerk nie. Dit is dan ook hierdie onbewoonde en onbewerkte grond wat deur die Britse koloniale regering uitgesonder is vir Blanke bewoning. Die gebied ten noorde en ten weste van Nairobi sowel as die skeurvallei, het later bekend gestaan as die Wit Hooglande.

Volgens voor-koloniale kriteria het die meeste van hierdie grond, alhoewel nie bewerk nie, aan die Kikuyu-stam behoort. Hulle het 'n stelsel van beide individuele en stambesit gehad. Laasgenoemde het bekend gestaan as "githaka" en daarvolgens het elke geslag sy eie gedeelte besit met grense wat deur die opperhoofde bepaal is. Verder was daar ook 'n huurstelsel wat as "ahoi" bekend gestaan het waarvolgens vreemdelinge toegelaat is om 'n deel van die "githaka" te bewerk in ruil vir geskenke vir die opperhoof. Wanneer Swartes dus met Blankes onderhandel het oor grond, het dit gegaan om "ahoi"-regte, terwyl die Blanke onder die indruk was dat hy die grond wettiglik gekoop het.

In 1896 is die "Kroongronde-Ordonansie" afgekondig wat alle onbewoonde grond tot kroongronde verklaar het. Hierdie grond kon dan deur Blankes gekoop of gehuur word. Met die verloop van die twintigste eeu sou hierdie grondkwessie nog uitgroei tot 'n emosie-belaaide onderwerp wat saam met enkele ander faktore sou uitloop op die Mau-Mau rebellie.

**Toenemende Botsing en Polarisasie**

Dit is sekerlik nie verbasend dat hierdie en ander verskille en uiteenlopende sienings tot toenemende botsings en polarisasie sou aanleiding gee nie. Aan die een kant was die Blanke setlaar roepingsbewus, maar terselfdertyd het hy gevrees dat hy deur 'n Swart meerderheid oorweldig kon word sodat hy geen seggenskap oor sy eie sake en sy eie grond sou hê nie. (*Wood*, 1962, p. 10).

Die Swartmense het hulle aanvanklik tydelik berus by die Blanke oorname, en was aanvanklik dankbaar vir die groter veiligheid en beweegruimte wat dit aan hulle gebied het. Namate die verskille tussen die twee gemeenskappe egter duideliker geword het, het hulle 'n voorraad griewe opgebou wat as emosionele vonk sou dien vir die uiteindelike stryd teen die Witman. Hierdie griewe het daartoe gelei dat daar reeds in die twintiger jare verenigings ontstaan het wat die belange van die Swartes, veral die Kikuyu's moes verteenwoordig. Een van hulle was die "Young Kikuyu Association" onder leiding van ene Harry Thuku, 'n jong telefoonoperateur. Hy het al die griewe opgeteken en aan die Koloniale Sekretaris, Sir Edward Northey, voorgelê. Daar het egter niks van gekom nie en in Junie 1921 is hy gearresteer vir sedisie. Groot skares het saamgedrom om sy plek van aanhouding en na 'n onderonsie het die polisie losgebrand en meer as 20 mense doodgeskiet.

**Politieke Stryd**

Soos elders in Afrika is die politieke dilemma vergroot deur die feit dat die Blankes basies demokraties ingestel was. Die een helfte van die stryd in Kenia was dus die verkryging van demokratiese regte deur die Blankes en die ander helfte om te verhoed dat ander groepe dit kry. In Kenia is die stryd verder gekompliseer deur die teenwoordigheid van 'n noemenswaardige Indiërgroep. Die Britse Regering het Kenia vroeg reeds oopgestel vir onbeperkte immigrasie uit Indië, en dit was dan ook Indiërs gewees wat die spoorlyn gebou het. Met die Blankes en die Indiërs het dit gegaan soos in die spreekwoord: twee honde baklei om 'n been en die derde stap daarmee heen.



Toe die Oos-Afrikaanse Protektoraat op 1 Junie 1895 afgekondig is, is die beheer van die gebied in die hande van die Konsul-Generaal in Zanzibar geplaas. Eers in 1900 is die hoofkwartier van die administrasie na Mombasa verskuif. Aanvanklik is die hele beheer deur amptenare waargeneem maar die setlaars het hul demokratiese ingesteldheid saamgebring en van die begin af onder leiding van Lord Delamere, druk op die owerhede uitgeoefen om seggenskap in die regering van Kenia te kry.

Vroeg in 1902 het hulle versoek dat 'n Adviserende Raad ingestel word. Aanvanklik is die versoek geweier, maar twee jaar later tog ingestel. Hierop het hulle gekom met die versoek dat 'n Wetgewende Raad ingestel moes word met verkose ipv genomineerde lede. Hierdie versoek is egter afgewys. In 1906 het die Imperiale Regering oorgegaan tot die toekenning van Kroonkoloniebestuur, sonder om die setlaars te raadpleeg. Daar was egter nou twee genomineerde Blankes op die Wetgewende Raad.

Namate die Blanke bevolking egter toegeneem het, het hul aansprake ook vergroot, en teen 1920 was die Wit Hoogland vir meer as 80% van Kenia se uitvoere verantwoordelik. Ook hul deelname aan die Wêreldoorlog het hul aanspraak om seggenskap in die regering versterk. In 1917 het die Blankes dan ook tien verkose lede in die Wetgewende Raad gekry en daar was 'n storm van protes onder die Indiërs wat op dieselfde regte aanspraak gemaak het. Die Blankes het hulle egter hierteen verweer en daarin geslaag om die Indiërs grootliks polities te neutraliseer. Hierdie stryd het egter voortgeduur tot in 1923 toe die "Devonshire-Witskrif" wat in Brittanje uitgereik is die Britse regering se standpunt soos volg omskryf het: "Kenia is 'n Swart gebied – die belange van die Swartmense sal voorkeur geniet waar en wanneer konfliksituasies of botsende belange tussen Setlaargroepe en die inheemse bevolking ontstaan." (*Sorrenson*, 1968, 291).

Hierdie Witskrif was vir die Blankes natuurlik 'n geweldige ontnugtering en dit het duidelik getoon dat daar alreeds 'n groot verskuiwing plaasgevind het vanaf die tyd toe die Britse regering dit nog oorweeg het om van Kenia 'n "Witmansland" te maak. Die Blanke setlaars wat vir die Britse politici die kastaiings uit die vuur moes gaan krap het in Kenia, moes toe begin agterkom dat hulle alleen staan. Hul politiek sou voortaan nie meer gemik wees op die verkryging van groter politieke mag nie, maar bloot om te probeer behou wat hulle het.

Hulle het egter nie moed verloor nie, en gepoog om soveel as moontlik van hulle sekuriteit te behou. Ten spyte van hierdie veranderde Britse beleid het

daar in Kenia weinig in die alledaagse lewe verander. Dit het 'n valse gevoel van gerustheid by die Blankes laat ontstaan, en hulle het geglo dat hulle in staat sou wees om die pas van Swart politieke emansipasie onbepaald te beheer. Dit was egter 'n vergissing en die Setlaars se droom van 'n Witmans-land in Kenia sou maar net 'n droom bly.

**'n Nuwe Era**

Daar het al vroeër in die eeu 'n aantal Swart organisasies ontstaan wat hulle onder andere gewy het aan die versameling van griewe en pogings om daardie griewe uit die weg geruim te kry. In die praktyk kon hulle egter nie veel vermag nie. Nou het daar egter persone gekom wat die stryd sou verskuif van die plaaslike vlak na die internasionale vlak. Die belangrikste van hulle sou Jomo Kenyatta wees. Hy het in die laat dertiger jare in Brittanje gaan studeer. Daarna het hy Europa deurreis en ook vir twee jaar aan die Universiteit van Moskou gestudeer, en wel in die Politieke Wetenskap. Alhoewel hierdie ervaring oënskynlik nie van hom 'n kommunis gemaak het nie, het hy wel 'n meester geword van die Russiese tegnieke van infiltrasie, propagandavoering en organisasie. (*Van Rensburg*, 1975, p. 171).

Hierdie kennis sou hom, en die ander Afrika-leiers, handig te pas kom in die sielkundige aanslag wat hulle voortaan, in samewerking met die Russe en die Amerikaners, teen die koloniale moondhede van stapel sou stuur. In 1945 het hy en Kwame Nkrumah en George Padmore die Pan-Afrikaanse Federasie gestig. Hulle het op daardie stadium reeds die koloniale moondhede geskok deur onmiddellike onafhanklikheid vir alle kolonies te eis.

Hierdie optrede het gestaan in die teken van die nuwe era wat sou volg. In die ná-oorlogse jare het die gety baie beslis en baie vinnig teen die Blankes in Afrika gedraai. Die oorlog het nagevolge gehad wat geeneen van die deelnemers hulle ooit sou kon voorstel met die uitbreek van die oorlog nie.

Een van die belangrikste uitvloeisels van die oorlog was die stigting van die VN onder die leiding van die VSA. Op daardie stadium was byna die hele wêreld, en veral 'n oorlogsmoeë Europa, so afhanklik van Amerika, en so bevrees vir die Russe en vir nog 'n oorlog, dat hulle tot enigiets sou instem wat die Amerikaners voorgestel het. Toe laasgenoemde kom met die idee van 'n VN wat hom sou beywer vir "ewigdurende wêreldvrede", kon hulle dit natuurlik nie weerstaan nie.

Dieselfde VN sou egter die instrument word waarmee 'n oorweldigende



sielkundige aanslag teen hulle van stapel gestuur sou word, wat hulle hul koloniale ryke sou kos. So was daar byvoorbeeld 'n klousule in die handves van die VN ingevoeg wat ledestate versoek het om jaarliks verslae oor die administrasie van hul kolonies aan die Algemene Vergadering voor te lê. Dit was natuurlik 'n handige meganisme om inmenging in die interne sake van kolonies te wettig. Uit vrees vir kritiek het die verswakte Brittanje hieraan meegedoen.

Dekolonisasie het dus na die oorlog met rasse skrede vooruitgegaan, gesteun deur die VN sowel as die twee nuwe supermoondhede, die VSA en die USSR. Laasgenoemde twee het natuurlik gewedywer om die steun van die nuwe onafhanklike state wat later bekend sou word as die Derde Wêreld. Die Amerikaanse buitelandse beleid was, soos vandag nog, gebaseer op valse ideale wat meesal 'n uitwerking ten kwade in die wêreld gehad het en die lotgevalle van miljoene mense bepaal het. In hierdie verband kan daar kortliks gelet word op die uitsprake van verskeie Amerikaners self. Die eerste is E. Stillman en William Pfaff in hul boek: "Power and Impotence". Daarin maak hulle die volgende bewering: "Ons beleid van inmenging kom vanuit baie bronne, dit is ook 'n soort van sosiale sement – 'n nasionale sending, byna 'n messianisme, wat die Amerikaanse behoefte vir 'n wêreldidentiteit wat ooreenstem met sy nasionale identiteit bevestig. Miskien is dit waarom manne van onmiskenbare intellek in die Departement van Buitelandse Sake en die Uitvoerende Raad, staatsamptenare en politieke leiers, so kritiekloos sentimentele leuens kan opper en illusies kan voortbrabbel..." Die bekende Amerikaanse diplomaat, George Kennan het reeds in 1950 geskryf: "Nog nooit tevore was daar so 'n ongelooflike verwarring aangaande die VSA se buitelandse beleid nie. Die President verstaan dit nie, die Kongres verstaan dit nie, en die publiek verstaan dit ook nie. Hulle dwaal almal rond in 'n doolhof van onkunde en foute en aannames waar waarheid en fiksie vryelik op honderde plekke meng." (*George Kennan*, 1968, p. 500).

Hierdie toedrag van sake waarin die Amerikaners so opsigtelik bereid was, en nog is, om "sentimentele leuens" te sluk "solank die saak goed is", het handig in die kraal van die Pan-Afrikaniste gepas. Hulle sielkundige aanslag het goed ingepas by die Amerikaners se "Made-in-Hollywood" snikkerige moralisme. Die VN in New York is reeds van vroeg af effektief gebruik om striemende aanvalle te loods op die kolonialisme. Hierdie aanvalle, plus hoogs sentimentele verhale oor die lot van die Swartman in die kolonies, is dan deur die Amerikaanse media dwarsdeur die VSA en die wêreld versprei. As in ag geneem word dat die Europese moondhede pas as

die oorwinnaars getree het uit 'n stryd teen oorheersing, onderdrukking en rassisme, en in die geval, van Nederland, België en Frankryk, self die prooi van sodanige onderdrukking was; dan kan duidelik gesien word dat hulle hulself in 'n onmoontlike morele posisie bevind het. Die "openbare mening" sou net nie toelaat dat hulle nou in 'n stryd betrokke raak vir dieselfde ideale as die van die Nazi's wat pas verslaan is nie. Daarvoor was die geallieerde propaganda gedurende die oorlog te goed.

Brittanje was nog in die neteligste posisie deur dat hy die Atlantiese Handves mede-opgetrek en onderteken het. Om hierdie dilemma te bowe te kom het die Britte 'n beleid van geleidelike emansipasie en van rassevennootskap voorgestel. Hiervolgens sou Swart oorname in drie fases oor 'n termyn van dertig jaar toegestaan word. Dit het die Setlaars 'n valse gevoel van gerusstelling gegee, maar die skrif was duidelik aan die muur. Die Swartes was duidelik nie bereid om so lank te wag nie en die Britte het nie werklik die politieke wil gehad om hulle teen te gaan nie. Moreel en sielkundig het die Pan-Afrikaniste hulle effektief in 'n hoek vasgekeer.

Talle mense het aanvanklik gemeen dat hierdie sielkundige aanslag geleidelik sou afneem namate die emosionele impak van die oorlog afneem. Dit was egter nie die geval nie. Deur die VN het die "wêreldgemeenskap" imperialisme en kolonialisme al hoe skerper aangeval en verdoem. Kort na afloop van die oorlog het die vrygewordе nasies van Asië sitting in die VN verkry en in die loop van die vyftiger jare ook die eerste onafhanklike Afrika state. Die aanvalle op kolonialisme het al hoe skriller en skerper geword, sodat dekolonisasie etlike jare lank een van die sentrale temas in die debatte van die liggaam was. Die internasionalisering van die sielkundige aanslag het in 1963 nog verder gegaan met die totstandkoming van die OAE. Bitter min politici wat ook maar van die "openbare mening" afhanklik was vir die behoud van hul posisie, kon lank teen so 'n gekonsentreerde aanslag staande bly en dit was maar net 'n kwessie van tyd voordat hulle totaal in duie gestort het, ongeag die gevolge.

**Die Mau-Mau Rebellie**

In Kenia het die laaste strooi gekom in die vorm van die Mau-Mau-Rebellie. Teen die laaste veertigerjare het hierdie nuwe gees van Pan-Afrikanisme reeds sy neerslag in Kenia gehad. Die meer militantes wat deur die Pan-Afrikanisme geïnspireer is, het 'n geheime organisasie gestig wat bekend gestaan het as die Mau-Mau. Hulle het veral onder die Kikuyu's lede gewerf, en hierdie nuwe lede is dan tydens geheime nagtelike



byeenkomste verbind tot algehele gehoorsaamheid, tot die dood toe, deur 'n rituele eedaflegging wat o.m. die drink van bloed ingesluit het. (*Van Aswegen,* 1980, p. 435).

Die doel van hierdie organisasie was om die Blankes uit Kenia te verdryf en volle beheer oor die land oor te neem. Teen 1950 het hulle toenemend van geweld gebruik begin maak om hul doelstellings te verwesenlik. Aanvanklik is die vee van Blanke boere, of Swartes wat lojaal was aan die regering, gruwelik vermink. Swart regeringsamptenare is geterroriseer en vyandige tradisionele leiers is wreed vermoor. Ook Blanke boere is om die lewe gebring. Weldra het die Mau-Mau sulke ernstige wandade gepleeg dat dit 'n bedreiging vir wet en orde in die land geword het en op 20 Oktober 1952 het die regering 'n noodtoestand afgekondig. Swart politieke organisasies is verbied, en leiers soos Yomo Kenyatta is gearresteer. Dit het egter nie die Mau-Mau-beweging lam gelê nie. Eers na 'n harde stryd wat bykans vier jaar geduur het is die Mau-Mau-beweging in 1956 onderdruk. Die noodtoestand is eers teen 1960 opgehef.

Derduisende Britse troepe is ingeroep en die Mau-Mau-rebellie het 'n bloedspoor agtergelaat. Daar is 58 Blankes vermoor en 2000 Kikuyu-stamlede om die lewe gebring. Sowat 500 Britse troepe het gesneuwel teenoor byna 8000 lede van die Mau-Mau. Die oorlog het die Britse belastingbetaler sowat R100 miljoen uit die sak gejaag.

Op militêre gebied was die Mau-Mau-rebellie dus einde ten laaste 'n klaaglike mislukking en is hulle ook heeltemal verslaan. Op sielkundige gebied was die teenoorgestelde egter die geval. Die hele situasie het wêreldwye publisiteit geniet en aan Brittanje 'n baie negatiewe naam gegee. Hierdie publisiteit het gekulmineer in die hofverrigtinge tydens Kenyatta se verhoor. Die pogings van die Britse regering om hom as die aanstigter van die rebellie te veroordeel het hom in die oë van die wêreld tot nasionale held en staatsman verhef. Vanweë sy eie welsprekendheid en sy briljante regspan het die hofsaak sodanig ontaard dat dit eintlik die Keniase regering, en die rekord van die Britse Regering in Kenia was, wat in die beskuldigdebank gestaan het. (*Swanepoel, 1985, p. 38).* Alhoewel Kenyatta skuldig bevind is, het almal geweet dat hy as nasionale leier sou terugkeer. Sielkundig het die gebeurtenis 'n groot invloed gehad en was dit bepalend vir die politieke koers vorentoe. Vir die Britte was dit die finale sielkundige neerlaag.

**Stadige kapitulasie**

In hierdie omstandighede was dit sekerlik nie verbasend dat "hervorming"



*Die nuwe daeraad onder Jomo Kenyatta (regs).*



*'n Jammerlike poging van Brittanje om hom met "waardigheid" uit Kenia te onttrek.*



nou skielik die wagwoord geword het nie. Om die Blankes gerus te stel is die beleid van een-mens-een-stem nog in die openbaar verwerp maar almal het geweet dat die beleidsrigting vroeër of later daarop sou uitloop. In hierdie geval sou dit vroeër wees.

In 1954 het die Koloniale Sekretaris, Oliver Lyttleton, groter direkverkose verteenwoordiging beplan met 'n volledige kabinet met een Swart minister. Die Swartes het geweier om enigiets daarmee te doen te hê, maar die stelsel is nogtans in 1955 geïmplementeer. In Maart 1957 is nuwe kieserslyste vir Swartes opgestel. Direk na hulle verkiesing het die agt Swart lede egter besluit om nie op die Ministersraad te dien of die sittings van die Wetgewende Raad by te woon voordat hul lede nie tot 15 verhoog is nie, d.w.s. twee meer as dié van die Blankes en Indiërs saam.

In 1958 het Lyttelton se opvolger, Lennox-Boyd, Kenia besoek en weereens 'n nuwe grondwet opgestel. Hierdie keer sou dit gegrond wees op pariteit tussen Swart en Blanke verkose lede. Daar is nou groot gewag gemaak van 'n beleid van "veelrassigheid" wat dan nou al die probleme sou oplos. Die Britte het selfs 'n veelrassige "Kenya National Party" gestig om veelrassigheid te bevorder. Dit was egter vir die Swartes onaanvaarbaar.

Die stakende Swart verteenwoordigers het nou met 'n nuwe slenter vorendag gekom. Hulle was nie meer bereid om hul posisie met onderhandelinge in Kenia te besleg nie, hulle wou direk met Brittanje onderhandel. In die openbare klimaat van dié tyd kon Brittanje skaars die versoek van die hand wys, en in Januarie 1960 is met die Lancaster-House Konferensie begin. (Indien die naam bekend klink aan die leser – dit is omdat die Rhodesiese samesprekings van oorgawe byna twintig jaar later op dieselfde plek gehou is).

In sy openingstoespraak het die nuwe Koloniale Sekretaris, McLeod, die Britse Regering se doelwitte duidelik uitgespel: "Onafhanklikheid, ek hoop binne die Statebond, is die uiteindelik doelwit..." Vir die Blankes was die uitslag van die konferensie 'n steek in die rug. Die Swartes het daar weggeloop met 'n volslae meerderheid in die Wetgewende sowel as in die Uitvoerende Raad, dus, Swart Meerderheidsregering. Dit was dus die finale stap voor 'n Swart onafhanklikheid. Gedurende die interimtydperk voor onafhanklikheid het die Swart leiers weinig gesê of gedoen om Blanke onrus en toekomsvrese te besweer. By 'n geleentheid het een van hulle, Gichuru, gesê: "Die Blankes sal moet kniel vir hul vryheid." (*Wood*, p. 92).



*Oorwinning vir Uhuru word gevier.*

Gedurende 1962 is daar 'n verdere Lancaster House-konferensie gehou waartydens die tafel gedek is vir onafhanklikheid. Op 11 Desember 1963 is die Britse vlag gestryk en is die kleure van 'n Swart onafhanklike Kenia gehys. Die wiel het 'n hele omwenteling voltooi.

**Paradys Herwin**

Oor al hierdie laaste gebeure het die Blankes helaas geen beheer gehad nie – hulle het selfs geen invloed daarop uitgeoefen nie. Hulle was van hulle sekuriteit gestroop en het vir hulle veiligheid gevrees. Dit waarvoor hulle in die verloop van sestig jaar soveel opgeoffer het, het verdwyn onder 'n vloedgolf van Swart nasionalisme. Al hoe meer van hulle het gereed gemaak om die land te verlaat. Talle boere het opgehou om te boer en roofbou toegepas. Winste is die land uitgestuur en plase is te koop aangebied. Daar was grootskaalse diefstal van oeste en vee. Die meeste van hulle is gedwing om hulle plase vir 'n appel en 'n ei te verkoop, en het eers tien jaar



later hulle laaste paaiement ontvang. In 1960 was daar na berekening sowat 61 000 Blankes, en met onafhanklikheid sou meer as 30 000 die land verlaat.

Weereens is die voorspellings van hierdie mense met die verloop van tyd bewaarheid. Kenia het 'n tipiese eenparty diktatuur geword. Slegs 'n enkele politieke party word toegelaat. Daar is talle politieke gevangenes en slegs 'n beperkte vryheid van spraak. Wat die ekonomie betref, het Kenia dieselfde pad geloop as die meeste ander Afrika state, in so 'n mate dat die land teen die sewentiger en tagtiger jare vir alle praktiese doeleindes bankrot was.

Kenia het egter in die internasionale magspel 'n baie belangrike skuif gemaak: In teenstelling met soveel ander Swart state het hy nie heeltemal oorgeval na die Kommunistiese en sosialistiese kamp nie. Die regering het tot 'n groot mate die kapitalistiese stelsel behou. Omdat dit die geval is, het die Weste oënskynlik ooreengekom om al sy foute en gebreke te kondoneer... dit kon tog heelwat erger gewees het! Volgens Prof. Van Rensburg het daar kort voor 1969 weer 'n groeiende getal Blankes na Kenia verhuis, sodanig dat daar in 1969 weer sowat 43 000 Blankes was. Die posisie van hierdie Blankes word egter duidelik geïllustreer deur die woorde van 'n Swart regeringsamptenaar: "Laat ons goed wees vir die Blankes. Hulle kan geen kwaad doen nie, want ons is in beheer. Hulle het geld en maak vir ons geld." (*Van Rensburg*, 1979, 226).

Daar is dus geen sprake van 'n gemeenskap met 'n eie strewe en identiteit nie. Die mense wat teruggekeer het, het dit om suiwer materiële redes gedoen. Die posisie wat hulle in Kenia beklee is die van 'n ekonomiese bate vir die Swartes. En einde ten laaste sal hulle volkome hulpeloos en afhanklik wees indien daar môre 'n meer radikale regering met 'n staatsgreep, aan bewind kom, soos wat so dikwels in Afrika gebeur. Hulle sal maar net weer hulle tasse moet pak. Ook in hierdie opsig het die wiel 'n volle omwenteling gedraai en is hulle inderdaad gas-arbeiders in Kenia.

**Wat het Verkeerd geloop?**

Met die aanvanklike beplanning is daar met groot entoesiasme begin bou aan 'n "Witmansland" in Kenia. Die Britse Regering kon egter nooit daarin slaag om die getalle daarvoor bymekaar te skraap nie, met die gevolg dat die Blankes maar altyd 'n baie klein minderheidjie was. Hierdie feit op sigself het gesorg dat die eksperiment van die begin af gedoem was. Die Blankes het aanvanklik, net soos hulle eweknieë in Algerië, hulle heil gesoek in

politieke manipulasie as die alfa en omega van hul oorlewing.

Hulle het ook nie kennis geneem van die sielkundige veranderinge op die wêreldtoneel nie. Die Blankes in Kenia en die Britse regering is mettertyd gestroop van enige morele begronding. Die Blankes in Kenia kon die aanslae van buite nog hanteer, maar toe die aanslag van binne kom – van die Britse regering – en hulle deur hul eie mense in die "rug gesteek" is, was dit die laaste strooi. Dit het die einde beteken van 'n droom, wat altyd maar net 'n droom was, omdat ook hulle veel eerder hul blik op korttermyn ekonomiese voordele gehad het. Hulle het nooit daaraan gedink om, ipv al hul aandag op die politieke terrein toe te spits, die Wit Hooglande as gebied effektief te beset nie. Sodoende sou hulle aan die inheemse bevolking die geleentheid gebied het om hul eie heil uit te werk terwyl hulle hul aandag op die kleiner gebied toegespits het. Hulle het per slot van sake netsoveel reg op die gebied gehad as die Kikuyu's wat eers ander stamme moes verjaag het voordat hulle op hul beurt die gebied beset het. Slegs dan sou die Blankes hulself kon bly handhaaf as inheemse bevolking van Kenia. Vanweë hul klein getalle sou onafhanklikheid vir hulle nie 'n groot moontlikheid gewees het nie maar sou hulle tenminste 'n federale sisteem vir Kenia kon afdwing waarin hulle hul regte behou. Dit sou nie net tot hul eie voordeel gewees het nie, indien dit gebeur het sou Kenia nie vandag in so 'n ekonomiese verknorsing gesit het nie. Teen dié tyd dat hulle wakkergeskrik het, was dit lankal te laat. Die wêreld het hulle vooruitgeloop en nog 'n gemeenskap was gedoem tot uitwissing. Weereens spreek die les helder en duidelik: die tyd toe 'n minderheid 'n meerderheid met militêre mag kon oorheers, is vir altyd verby. Ons lewe in 'n eeu waar regte bepaal word, nie deur harde werk en ekonomiese prestasie nie... maar deur getalle.



HOOFSTUK 7

# Dieselfde ou manier...

Uit hierdie twee gevalle word dit reeds duidelik dat 'n scenario geskep is vir verwikkelinge in Afrika. Die Afrikaniste sou gebruik maak van tipies-Westerse denkbeelde soos vryheid, gelykheid en broederskap; en van Westerse staatkundige begrippe soos meerderheidsregering en demokrasie, om die Westerling te verslaan. Die geallieerdes sou met hulle eie medisyne gedokter word. Die aanslag het gelyktydig uit drie oorde gekom:

a. Die eksterne sielkundige aanslag, byvoorbeeld aanvalle in die VN, persveldtogte, georkestreerde openbare betogings wat teen "barbaarsheid" en "onmenslikheid" gemik is. In sommige gevalle het dit selfs sover gegaan as totale ekonomiese sanksies en internasionale isolasie.

b. 'n Interne sielkundige aanslag waartydens persone binne die teikengroep geïdentifiseer word om 'n rysmier-aksie te loods en die teikengroep se wil tot weerstand af te breek en hulle te verwar.

Beide hierdie twee aanslae is daarop gemik om 'n gemeenskap se morele begronding vir die stryd uit te kalwe sodat dit, in die woorde van N.P. van Wyk Louw, "iets boos word vir die beste binne en buite daardie volk". Mense wil tog nie vir 'n bose stelsel veg nie, met die gevolg dat hulle eerder 'n "goeie" daad doen... oorgee aan die vyand.

c. 'n Terroristestryd wat hierdie morele verswakking nog verder aanhelp en die gemeenskap oortuig dat hulle in die eerste plek besig is met 'n "onregverdige" oorlog, en in die tweede plek met een wat hulle in elk geval net nie kan wen nie. Dit is die finale stap wat enige teikengroep tot "onderhandeling", "hervorming" en oorgawe dwing.

Deur gebruik te maak van hierdie meganismes, slaag die vyand daarin om 'n oorlog te wen wat nooit op suiwer militêre grond gewen sou kon word nie. Ons het reeds gesien met hoeveel sukses hierdie strategie in Algerië en Kenia toegepas is, en dit sou sekerlik aanvaar kon word dat die ander groepe hierdie lesse sou geleer het. Maar moenie glo nie! In die woorde van 'n bekende militaris: "Hulle het aangeval op dieselfde ou manier, en ons het hulle afgemaai op dieselfde ou manier."

**Partnership**

Een van die bekendste mislukkings van Afrika was die "Sentraal-Afrikaanse Federasie" tussen die twee Rhodesiës en Njassaland. Met die totstandkoming van die federasie is 200 000 Blankes en ses miljoen Swartes binne een staat verenig. Die hoeksteen waarop die Federasie gebou is, was die idee van "Partnership" (Dieselfde as die idee van magsdeling wat die PW Botha-regering tans in Suid-Afrika wil implementeer). Dit was 'n poging om binne 'n enkele staatsopset die botsende belange van 'n veelrassige bevolkingsamestelling te versoen, deur almal 'n aandeel in een beheerstruktuur te gee.

Hierdie vennootskap het hom egter dadelik teen 'n groot struikelblok vasgeloop, naamlik die geweldige verskil in die grootte van die twee bevolkingsgroepe. Hoe kon daar 'n gelyke vennootskap bestaan tussen slegs 200 000 Blankes en meer as ses miljoen Swartes? Daar was dus 'n toenemende probleem om die belange van die Blanke minderheid met die van die Swart meerderheid te versoen. Dit was reeds vanuit die staanspoor onmoontlik omdat die kultuurverskille tussen die twee groepe te groot was en ook omdat hulle belange so uiteenlopend was.

Die gevolg was dat die Blankes hulself weer eens tot politieke manipulasie moes wend om hulself te handhaaf. So het Sir Roy Welensky byvoorbeeld die volgende te sê gehad: "Ek is bereid om in 'n vennootskap met die Swartmense te werk, solank as wat ek kan sien dat ons die "senior vennote" bly – maar ek sal nooit aanvaar dat Noord-Rhodesië 'n Swart staat gaan word nie." Die enigste manier waarop hulle die "senior vennote" kon bly was om die Swart getalle op een of ander wyse te neutraliseer. Deur Swart



stemregvereistes aan 'n beskawingstoets te koppel, is die Swartmense voorlopig polities effektief geneutraliseer.

In antwoord hierop het die Afrikaniste gekom met die wekroep van "een-mens-een-stem". Met ander woorde, hulle het nou na vore getree as die kampvegters vir "demokrasie", terwyl die eintlike demokrate nou toenemend 'n karikatuur van die demokrasie aangehang het. Die gevolg hiervan was dat die Blankes, soos in die ander gebiede, die sielkundige oorlog verloor het. Hulle was tot die bitter einde vas van plan om 'n twintigste-eeuse probleem met 'n 19 de-eeuse antwoord op te los.

Vanweë die druk op Brittanje, waarna in die vorige hoofstuk verwys is, het dieselfde ontwikkelingsgang toe hier plaasgevind. Brittanje het toenemend die rol gespeel van 'n "Trojaanse Perd", met die duidelike doel om die Federasie aan 'n Swart regering oor te lewer. Weens die verset van die Blankes kon hulle nie daarin slaag nie, sodat daar toe besluit is om die Federasie weereens te ontbind. Binne 'n eenheidstaat is daar van 'n kompromis geen sprake nie: of die Blankes regeer, of die Swartes regeer. Getalle maak 'n gelyke magsverdeling onmoontlik. Daar is eers gekom met 'n aantal "hervormings" wat die situasie moes "verbeter". So het die Moncton-Kommissie in 1960 aanbeveel dat Swartes "groter" verteenwoordiging moes kry en dat "diskriminerende" wette afgeskaf moes word. Waarop dit neergekom het, was dat die Blankes alles wat in die vorige grondwet ingebou was om hulle posisie te beveilig, moes prysgee.

'n Nuwe grondwet is vir Noord-Rhodesië opgestel, wat slegs 10 setels uit 80 vir Blankes "gereserveer" het. Op 24 Oktober 1964 het die nuwe staat, Zambië tot stand gekom. Swart rassisme het hoogty gevier, selfs Kenneth Kaunda het die volgende woorde geuiter: "Gaan huis toe Baas. Ons kan sonder jou klaarkom – almal van julle." (*Van Rensburg*, 1979, p. 246). Die Blankes moes nou hul waardes en norme prysgee ten gunste van die standaarde van Swart Afrika, en Swart politieke mag. Die Blanke bevolking het gedaal van 75 000 tot minder as 30 000, waarvan slegs 2000 Zambiese burgers is. Zambië se ekonomie het in duie gestort. Waar die land voor onafhanklikheid selfversorgend was ten opsigte van voedselproduksie, moet duisende tonne mielies en koring tans jaarliks ingevoer word. Slegs 18 Blanke boere, waarvan die meerderheid Afrikaners is, produseer meer voedsel as 300 000 Swart boere gesamentlik. (*Ibid*, p. 246).

Weereens het die meganisme van politieke manipulasie dus op dieselfde resultaat uitgeloop: Swart oorname. Weereens is die Blankes uitoorlê.

## Lusotropie in Afrika

In die Portugese gebiede in Afrika was die toestand ietwat anders gesteld as in die Britse gebiede. Daar het nóg die Blanke gemeenskap nóg die Swart gemeenskap die gebied regeer. Dit is direk uit Portugal geregeer. Vir baie eeue lank het die Portugese beweer dat hul beleid een is wat daarop gemik is om van die Swartes Portugese te maak, en dat daar hoegenaamd niks in die pad van enige Swarte gestaan het om die hoogste sport in die lewe te bereik nie.

Dit was egter nie die volle waarheid nie. Die waarheid was dat daar in Portugese gebiede dieselfde sosiale skanse en grense tussen Wit en Swart was as in alle ander gebiede in Afrika. Desnieteenstaande het die Portugese tot die bitter einde daarop aangedring dat Angola en Mosambiek nie kolonies was nie, maar "oorsese provinsies van Portugal".

Daar was selfs diegene wat geglo het dat Angola die "Brazilië" van Afrika sou word. Soos wat die geval was in die ander koloniale gebiede, het daar ook na die Tweede Wêreldoorlog 'n groeiende Swart verset teen Portugese teenwoordigheid ontwikkel. In Angola is dit verteenwoordig deur die MPLA, FNLA en UNITA wat 'n gewapende stryd teen die Portugese geloods het. In Mosambiek was dit FRELIMO wat die stryd aangepak het.

Portugal was ook onderworpe aan dieselfde eksterne sielkundige aanslag as al die koloniale moondhede. In die VN was Suid-Afrika, Portugal en Rhodesië byvoorbeeld vir baie jare lank 'n gemeenskaplike teiken vir aanvalle. Omdat Portugal egter nie 'n demokrasie was nie, kon hierdie sielkundige aanslag nie dieselfde sukses behaal as byvoorbeeld in die geval van Brittanje nie. Die Portugese regering was nie afhanklik van die "openbare mening" vir sy voortbestaan nie. Dit is om hierdie rede dat Portugal meer as 'n dekade langer kon weerstand bied teen hierdie aanslag as die ander koloniale moondhede, nieteenstaande die feit dat dit oor onnoembaar minder ekonomiese en militêre magsmiddele beskik het as byvoorbeeld lande soos Frankryk en Brittanje. Portugal word allerweë beskou as die armste land in Europa.

## Sielkundige aanslag *anders* geloods

Vanweë die afwesigheid van 'n demokrasie was die land dus nie 'n "sagte teiken" vir die sielkundige aanslag nie, en het dit gelyk asof die land,



nieteenstaande sy beperkte middele, nog vir 'n onbepaalde tyd die stryd sou kon volhou. Om hierdie gebrek egter te bowe te kom, moes die sielkundige aanslag in Portugal effens anders beplan word. Weereens is gebruik gemaak van 'n interne sielkundige stryd – met fenomenale sukses. Uit die Portugese oorlogspoging het daar op 'n dag, uit die bloute, 'n boek verskyn van 'n sekere Generaal Antonio de Spinola. In die boek "Portugal en die Toekoms" het hy die bekende ou storie vertel. Hy het gesê dat Portugal nooit die oorlog sou kon wen nie en dat die "enigste" uitweg die van "onderhandeling" en "hervorming" was. Die boek het 'n byenes in Portugal oopgekrap. Dit het daarin geslaag om die verwarring in die gemoed van die Portugese te skep wat die eksterne politieke aanslag nooit kon doen nie. Kort daarna het die Generaal, saam met junior weermagsoffisiere, 'n staatsgreep uitgevoer in Lissabon. Die gevolg hiervan was dat Portugal minder as twintig maande later, na 500 jaar, uit Afrika padgegee het. Generaal de Spinola se pêrels van wysheid het dus uitgeloop op 'n neerlaag vir Portugal en 'n oorwinning vir Afrika.



*Generaal Spinola.*



*Vryheid in Angola.*



*Portugese standbeelde is omgegooi en staan hier in 'n standbeel begraafplaas.*



*Vlugtelinge op pad uit.*



Die spoed waarmee die verwikkelinge mekaar opgevolg het, sowel as die feit dat De Spinola kort daarna van die toneel verdwyn het om nooit weer van gehoor te word nie, maak 'n klug van die bewering dat dit 'n "spontane" gebeurtenis was. Wie dit ookal beplan het – bes moontlik die Amerikaanse CIA – dit verteenwoordig een van die briljantste sielkundige oorwinnings van hierdie eeu. Ook een van die mees grafiese sielkundige neerlae van hierdie eeu. In Angola sou die MPLA die bewind oorneem, en in Mosambiek sou dit FRELIMO wees. Ten tye van "onafhanklikheid" was daar sowat 400 000 Blankes in Angola, en 230 000 in Mosambiek. Reeds voor die Swart oorname sou meer as 60 000 Wit Angolese vlug. Direk daarna het sowat 235 315 holderstebolder uit Afrika gevlug. Mettertyd sou byna 'n halfmiljoen mense uit Angola padgee; nie meer as 40 000 sou bly nie. In Mosambiek was die resultaat soortgelyk, uit 'n bevolking van 230 000 het meer as 200 000 uit die land pad gegee. Soos met alle ander koloniale gebiede die geval was, het Angola en Mosambiek ook ekonomies totaal in duie gestort.

**Die Rhodesiese Eksperiment**

Bogenoemde is die laaste voorbeeld van 'n Blanke gemeenskap in Afrika waarna verwys sal word. Die Rhodesiese eksperiment is vir ons baie belangrik, eerstens omdat ons heelwat daaruit kan leer, en tweedens omdat dit vanweë sy nabyheid en familie-verbintenisse 'n groot emosionele impak gehad het.

Rhodesië was natuurlik ook deel van die mislukte 'Sentraal-Afrikaanse Federasie" waarna vroeër verwys is. Ten tye van die ontbinding van die Federasie het die lidstate verskillende rigtings ingeslaan. Twee van hulle, Zambië en Malawi, het onder Swart regering onafhanklik geword. Die derde, Rhodesië het steeds onder 'n Blanke minderheidsregering voortgegaan.

Reeds in 1962 het 'n algemene verkiesing uitgeloop op 'n neerlaag vir die regering. Dit het duidelik geword dat dit nie slegs die Swartes was wat Partnership verwerp het nie, die Blankes het dit ook gedoen. Die "Rhodesian Front"-party het die verkiesing gewen en Winston Field het Eerste Minister geword, hy is in April 1964 deur Ian Smith opgevolg. Dit was duidelik dat Smith geweet het wat hy wou hê en na sy bewindsoorname het hy dit duidelik gestel aan die pers: "Geen gedwonge integrasie, geen verlaging van standaarde nie, en geen paaibeleid jeens die Afro-Asiatiese Blok nie." (*Van Rensburg*, 1975, p. 317). Drie dae na sy bewindsoorname het



*Meerderheidsregering in Angola*



*Vlug deur die Kunene Rivier*



hy gesê dat hy nie 'n Swart regering in sy leeftyd voorsien nie. Hy het ook die belangrike uitspraak gemaak dat, indien daar wel 'n Swart regering in sy leeftyd sou wees, dan het sy regerings se politiek gefaal. Dit is 'n baie belangrike uitspraak in die lig van die verdere gebeure in Rhodesië.

Alhoewel Brittanje wel onafhanklikheid aan die Swart Zambië en Malawi toegeken het, het hulle geweier om dieselfde met Blank-regeerde Rhodesië te doen. In hierdie opsig het Brittanje sy belofte verbreek en dit het veroorsaak dat die Rhodesiërs hulle nooit weer sou vertrou nie. Smith se eerste doelwit was dus onafhanklikheid vir Rhodesië. In 1965 het die Britse Premier, Harold Wilson egter die volgende vereistes gestel vir onafhanklikheid:

a. Die beginsel van voorneme om onvertraagd na meerderheidsregering te beweeg.
b. Die onmiddellike verbetering van die politieke status van die Swart bevolking;
c. Vordering met die beëindiging van rassediskriminasie;
d. Die Britse regering moet tevrede gestel word dat die basis waarop onafhanklikheid verkry word vir al die mense van Rhodesië aanvaarbaar is. (*Joyce*, 1979, p. 154).

Natuurlik kon die Blankes en Ian Smith dit nie aanvaar nie, met die gevolg dat Rhodesië homself op 11 November 1965 eensydig onafhanklik verklaar het. Hierdie gebeurtenis het 'n kettingreaksie aan die gang gesit met wêreldwye implikasies. Brittanje, as koloniale moondheid, was op daardie stadium reeds so in 'n morele hoekie vasgekeer dat hy nie anders kon as om Rhodesië die stryd aan te sê nie. In die gees van die nuwe era het Brittanje hom nou op die VN beroep, en daardeur het hy die Rhodesiese geskil geïnternasionaliseer. Terselfdertyd het Brittanje die voorbeeld gestel deur ekonomiese sanksies teen Rhodesië toe te pas.

Ten spyte van die sanksies het die onderhandelinge tussen die twee regerings voortgegaan, in 1966 op die oorlogskip HMS "Tiger" en in 1968 op die HMS Fearless. By al hierdie samesprekings het die Britse regering egter een eis gestel: "Geen onafhanklikheid voor meerderheidsregering nie". Dit is dus nie verbasend dat geen vordering gemaak is nie. Al hierdie gebeure het Rhodesië verder weggedryf van Brittanje en op 2 Maart 1970 het Rhodesië 'n republiek geword.

Van hieraf aan het dit egter afdraande gegaan met Rhodesië. Die inter-



*Pres. Machel en onder-Pres. Das Santos gee oorwinnings-vuiste.*



*'n Portugese vrou wag vir 'n vlug na Portugal.*



*Meerderheidsregering?*



nasionale sanksieveldtog was baie suksesvol en het die land toenemend afhanklik gemaak van Suid-Afrika en Mosambiek. In 1973 het die terroriste 'n hernude aanslag geloods en het die terroristestryd in alle erns begin. Die sielkundige aanslag teen die "onwettige rassistiese minderheids-regime in Salisbury" het histeriese afmetings begin aanneem. Al hierdie faktore het Ian Smith gedwing om beleidsaanpassings te maak en reeds in 1973 het hy met Swart leiers begin onderhandel oor 'n "interne skikking".

In 1974 het die Portugese ryk in duie gestort. Hierdie feit het geweldige implikasies gehad vir die Blankes in Rhodesië. Nie net was hulle nou van alle kante af omring deur vyandige gebied nie, maar hulle het ekonomies heeltemal afhanklik geword van Suid-Afrika. Suid-Afrika het egter op sy beurt weer toenemend afhanklik geword van die VSA om sy vetoreg in die VN te gebruik om sanksies af te weer. Die gevolg hiervan was dat die eksterne sielkundige aanslag op 'n indirekte wyse met sukses bekroon is. Die Blanke Rhodesiërs is nie deur die eskalerende terroriste-oorlog tot oorgawe gedwing nie, maar deur Suid-Afrikaanse inmenging. Suid-Afrika het noodsaaklike invoere, soos brandstof, van Rhodesië afgesny. Daaroor egter meer in die volgende afdeling. Henry Kissinger en John Vorster het Ian Smith gedwing om die nek te buig. Daarna volg daar nou 'n hele reeks van onderhandelinge wat toegespits is op "hervorming". Eerstens ter verkryging van 'n "interne skikking" en daarna die samesprekings by Lancaster House, vir 'n "internasionaal aanvaarbare skikking". Al hierdie samesprekings het slegs op een ding uitgeloop, nl. die oorgawe van politieke mag aan die Swartes, in hierdie geval die terroristeleier Robert Mugabe.

Soos wat dit ook maar in die ander Afrikagebiede die geval was het 'n groot aantal, (die presiese getal is onseker) Blankes die nuwe Zimbabwe verlaat. In die daaropvolgende jare is die Suid-Afrikaanse mark oorstroom deur boeke van die "Rhodesiese Oorlog". Uit hierdie boeke, soos "The Elite" deur Barbara Cole en "Selous Scouts – Top Secret War" deur Peter Stiff word dit weereens duidelik dat die Rhodesiërs 'n gedugte oorlogsmasjien gehad het, en dat hulle nie 'n enkele veldslag verloor het nie. Die ironie van hierdie boeke oor die Rhodesiese heldedade is dat dit geskryf is nadat die oorlog verloor is. Dit maak nie saak hoeveel boeke geskryf word nie, Robert Mugabe sit steeds in Harare, en hy beplan nog steeds 'n eenpartystaat.

**Geen duidelike Einddoel nie**

Soos by alle vorige geleenthede is dit hier ook gepas om te vra: Wat het



*Mnr Smith stem vir Swart Regering*



*Mugabe se vegters juig oor hul oorwinning by die stembus.*



verkeerd geloop? Hoe is dit moontlik dat 'n kwartmiljoen goedbewapende en gemotiveerde Blankes binne so 'n relatief kort tydjie tot ondergang gedwing kon word? Soos in al die ander gevalle is die antwoorde velerlei. Die belangrikste rede daarvoor moet egter gesoek word by die Blankes self, en by Ian Smith in besonder. Hy het sy volk vir meer as tien jaar die woestyn ingelei... sonder 'n duidelike bestemming. Hy het aan die kiesers vertel dit wat hulle baie graag wou hoor, totdat die werklikheid hulle almal ingehaal het. Hulle het gedink dat hulle met 'n 19de eeuse "Blanke baasskap"-idee hul oorlewing sou kon verseker. Smith het gepraat van "nie in 'n duisend jaar nie", maar geen alternatief behalwe verset probeer nie.

Die Rhodesiërs het die sielkundige oorlog van die begin af verloor. Hulle het nooit eers weerstand gebied in hierdie stryd nie. Hulle het geglo dat hulle dit bloot kon ignoreer of hulle daarteen verset. Byna twintig jaar na die Algerynse neerlaag het Ian Smith presies dieselfde pad as hulle geloop. Hulle het volstrek geweier om te leer uit die geskiedenis. Die ou spreekwoord lui: Hy wat nie wil leer uit die geskiedenis nie, is gedoem om dit te herleef. In Rhodesië is dit juis wat gebeur het. Hulle het nie slegs teen die kommunisme geveg nie, hulle het teen 'n idee geveg wat nie met koeëls doodgeskiet kon word nie, want niks is so magtig soos 'n idee waarvoor die tyd ryp is nie.

Hulle het as minderheid gepoog om hul posisie te verskans deur politieke manipulasie, lank nadat dit duidelik geword het dat dit nie meer gedoen kon word nie. Op die ou end was dit die Rhodesiese Front-Party wat in 'n referendum moes veg vir 'n Ja-stem vir 'n Swart meerderheidsregering. Dit het die finale neerlaag van Ian Smith verteenwoordig. In die sestiger jare het daar veral van Dr Verwoerd druk uitgegaan dat die Rhodesiërs ook die konsep van gebiedskeiding moes aanvaar. Smith het egter geweier en die Rhodesiërs het bly vasklou aan hul konsep van 'civilized standards'. Dit klink ongelooflik maar ook hulle het tot die bitter einde bly glo dat 'n klein minderheidjie 'n groot meerderheid binne een staat kan oorheers, sy dit met manipulasie of sogenaamde 'hervorming'. Deur hierdie optrede is die Blankes se doodsertifikaat onderteken, 'n sterfte wat deur buitelandse druk verhaas is. 'n Mens kan slegs vandag spekuleer van wat die verloop van die geskiedenis sou wees indien hulle die ander uitweg geneem het. Daar sou die moontlikheid bestaan het van 'n Federale Zimbabwe wat uit drie gebiede bestaan het, een vir die Blankes, een vir die Shonas en een vir die Matabeles. Gesien hul getalle was selfs 'n verdere UDI nie uitgesluit nie. Wat wel gebeur het is dat hulle presies dieselfde pad as al die ander Blanke gemeenskappe in Afrika gevolg het. Hulle is in so 'n magtelose posisie

ingedruk dat sowat driekwart die land verlaat het en die res steeds in onsekerheid leef. Hulle was ook nie die enigste verloorders in hierdie proses nie, ook die ander minderheidsgroep, die Matabeles, betaal vandag ten duurste vir hierdie versuim. Smith het getoon dat visielose kragdadigheid uiteindelik tot vernietiging lei. In hierdie opsig is die Britse politikus, Sir Douglas Home se beskrywing van Ian Smith korrek: "Ian Smith was 'n man met baie moed. Sy swakheid was dat hy nie die skrif aan die muur, wat helder en duidelik was, kon lees nie. Hy het hierdie gebrek met baie Rhodesiërs gedeel. Waar daar geen visie is nie... sterf die volk." (*Moorcroft*, 1979, p. 12).

En so het een van die laaste Blanke gemeenskappe in Afrika dan ook gesterf. Uitgewis deur hul eie onkunde, uitoorlê deur politici wat nie meer geweet het waarheen nie, verraai deur hul eie bloed, sowel in Brittanje en Suid-Afrika as in die VSA. Al wat van hulle oorbly is pragtige oorlogsverhale waaruit dit duidelik is dat hulle nog steeds nie weet wat hulle getref het nie.

**'n Wêreld van Woorde**

Die opkoms van die massa-media het 'n nuwe wêreld geskep, 'n wêreld van woorde, wat heel dikwels geen kontak met die sigbare wêreld het nie. Deur aanhoudende gebruik kry sekere woorde 'n betekenis van hul eie en word daar in stel norme geskep wat in 'n lugleegte funksioneer. Vroeër was dade die belangrikste en het woorde net 'n beskrywende waarde gehad. Vandag is dit net die omgekeerde, woorde – sy dit gesproke of geskrewe – kan tot die hele mensdom spreek terwyl dade altyd tyd- en plekgebonde bly.

Aan die begin van hierdie afdeling is daar breedvoerig verwys na die ontstaan van propaganda- en sielkundige oorlogvoering. Die persone wat egter vir die eerste keer 'n definitiewe wig tussen woord en daad ingedryf het was die eerste kommunistiese regering. Ter aanvang het hulle alle media stewig onder hule beheer gebring en dit toe aangewend in hulle eie voordeel. Hulle het gepraat van vryheid maar grusame onderdrukking toegepas, hulle het menseregte besing, maar dit voor die voet vertrap, hulle het godsdiensvryheid bely maar terselfdertyd voortgegaan om godsdiens uit te roei. Hulle het selfbeskikkingsreg gepropageer maar tientalle volke gekoloniseer, hulle het gepraat van wêreldvrede maar onverpoosd rewolusie aangeblaas.

Die kommuniste het dus die tegniek vervolmaak om hul dade sover moontlik te verberg, maar terselfdertyd hul woorde so wyd as moontlik te pro-



pageer. Dit kon hulle doen deur die "vrye" pers van die Westerse wêreld stelselmatig te infiltreer. Dit het hulle in staat gestel om die Westerse volkshuishouding binne te dring sonder dat 'n skoot geskiet is. Terselfdertyd kon hierdie tegniek nie binne hul eie volkshuishouding teen hulle toegepas word nie, want daar is geen vrye pers om te infiltreer en te manipuleer nie.

Hulle voorbeeld is natuurlik nagevolg deur die nuwe diktature van die Derde Wêreld, onder andere Afrika. Deur hierdie tegniek het hierdie groepe dus 'n dimensie aan hul stryd teen die Weste gevoeg wat eenvoudig nie deur die Weste geëwenaar kon word nie. Die vryheid van die Weste sou dus gebruik word om die Weste onder te ploeg. Dit bring ons by die kruks van sielkundige oorlogvoering: *Oorwinning word nie bepaal deur die aanvaller se militêre krag nie, maar deur die verdediger se morele swakheid.*

Die aanvaller bestudeer die teikengroep en identifiseer sy morele swakhede. Hierdie swakhede word dan uitgebuit en aan die kaak gestel. Met die woord "moraliteit" word daar verwys na norme van wat reg en wat verkeerd is. Dit is nie 'n statiese begrip nie maar verander deur die eeue. Dit kan byvoorbeeld gesien word tov die mening wat gehuldig is oor slawerny. Vir die grootste deel van die wêreldgeskiedenis, selfs tydens die leeftyd van Jesus Christus op aarde, was slawerny 'n vanselfsprekende deel van die leefwêreld. Min mense het 'n morele oordeel gevel of dit "reg of verkeerd" is. In latere eeue het hierdie beskouing egter stelselmatig verander totdat daar vandag min mense in die wêreld is wat slawerny sal kan regverdig op morele gronde. Soortgelyk hiermee was daar vir eeue lank geen onsekerheid oor die ongelykheid tussen verskillende rasse nie, ook dit is as vanselfsprekend aanvaar. Veral na die Tweede Wêreldoorlog het hierdie beskouing 'n radikale verandering ondergaan. Die norm het nou heeltemal oorgehel na die anderkant en enige verskille is heftig ontken of verswyg. Om enigsins onderskeid te maak (diskrimineer) is al klaar tot sonde nommer een verklaar. 'n Mens mag nie eers onderskei tussen rassegroepe nie, vergeet daarvan om hulle verskillend te behandel. Hierdie gelykheidsmanie word dikwels tot absurde uiterstes gedryf, maar dit is een van die belangrikste hoekstene van die moderne moraliteit. Koppel hieraan 'n Westerse skuldkompleks jeens die nie-Blanke rasse waarop voortdurend gehamer word en jy het die ideale situasie vir 'n sielkundige aanslag. Dit is glad nie belangrik of die verskillende rasse werklik gelyk is nie, wat belangrik is, is dat dit deur ontelbare miljoene as 'n onomstootlike feit geglo word.

'n Volgende rede waarom moralisme soveel sukses behaal, is omdat dit

oënskynlik gegrondves is in die Christelike Godsdiens. Die Kommuniste en die Derde Wêreld weet presies hoe om die Christendom teen die Christene te gebruik. Hulle het daarvan 'n humanistiese leerstelling gemaak. Dit is selfs verder gevoer en "rewolusionêre teologie" het sy verskyning gemaak. Met ander woorde, die fokuspunt is weggeneem van die hiernamaals en geplaas op hierdie wêreld. Sekere sosiale uitsprake in die Bybel is verabsoluteer, en uit verband geruk soos byvoorbeeld: "Jy moet jou naaste liefhê soos jouself", "Jy moet jou vyand liefhê" ensomeer.

Koppel hieraan ook nog die opkoms van die demokrasie in die Weste en die verabsolutering van vryheid. In die Weste gaan dit dus om 'n verabsolutering van "Vryheid, Gelykheid en Broederskap", en in die Ooste en Derde Wêreld gaan dit om die opportunistiese uitbuiting van juis daardie norme tot eie voordeel. Dit is dan hierdie hoogs idealistiese stel "internasionaal aanvaarbare" norme wat op 'n selektiewe wyse teen teikengroepe aangewend word in 'n sielkundige aanslag. Dit moet ook genoem word dat hierdie begrippe verskillend geïnterpreteer word deur die verskillende groepe. Die begrip "vryheid" beteken vir die Liberalis, die Kommunis en die Afrikanis heeltemal verskillende dinge.

Die sielkundige trefkrag van hierdie "norme" is egter so groot dat 'n groot deel van die wêreld op 'n kunsmatige wyse in beroering gebring kan word teen 'n spesifieke teikengroep.

Die afwyking wat 'n spesifieke teikengroep toon van hierdie aanvaarde norme word nou die speerpunt van die aanslag. Laat ons dus nou kyk hoe hierdie strategie aangewend is om die Blanke gemeenskappe in Afrika tot 'n val te bring.

**Slim vang sy Baas**

Selfs na afloop van die Tweede Wêreldoorlog was die Westerling nog vas oortuig van sy meerderwaardigheid teenoor die nie-Blanke rasse. Hierdie siening is gebaseer op hul tegnologiese, wetenskaplike en militêre meerderwaardigheid. Wie sou tog immers teen 'n Kernbom kon weerstand bied? Die Duitse skrywer, Oswald Spengler, het egter al teen die begin van hierdie eeu in sy boek "Der Untergang des Abendlandes" gewaarsku dat Europa 'n eksterne rassestryd in die gesig staar. Almal het egter gemeen dat dit 'n eenvoudige militêre stryd sou wees. Groot was hulle ontnugtering toe dit nie die geval was nie. Deur gebruik te maak van 'n nuwe stel norme en die massa-media is die Europeër totaal onkant betrap.



A. Die internasionale pers het om verskillende redes die bevorderaars van die nuwe norme geword. 'n Nuwe stel terme is ontwerp wat op baie eenvoudige wyse tussen "goed en kwaad" en tussen "reg en verkeerd" kon onderskei. Hierdie terme is dan ook op die mees grafiese wyse gebruik. Byvoorbeeld:

| **Negatief** | **Positief** |
|---|---|
| onderdrukking | vryheid |
| rassisme | gelykheid |
| diskriminasie | gelyke regte |
| wit | swart |
| ryk | arm |
| bevoorreg | benadeel |
| reaksionêr | progressief |
| verkramp | verlig |
| immoreel | moreel |
| onchristelik | Christelik |
| haatdraend | vredeliewend |
| kolonialisme | onafhanklikheid |
| fascisme | demokrasie |

Die aanvallers het eerstens die media, sowel as verskillende internasionale forums, gebruik om hul stryd aan die wêreld voor te hou as geregverdig. Dit is byvoorbeeld beskryf as 'n "vryheidsoorlog" en hulle het hulself as "vryheidsvegters" beskryf.

B. Terselfdertyd is die vyand, in hierdie geval die Koloniale Magte en die Blanke setlaars in totale diskrediet gebring. Daar is gewys op die teenstrydighede tussen die aanvaarde norme en die koloniale praktyk: onderdrukking vs vryheid; minderheidsregering vs demokrasie; rassisme vs gelykheid; diskriminasie vs broederskap; reaksionêr vs progressief, ens. Die koloniale magte is in 'n immorele posisie vasgepen wat hulle doodeenvoudig nie kon verdedig nie. Watse morele verdediging is daar vir onderdrukking, of vir rassisme, of vir minderheidsregering, of vir onregmatige bevoordeling, of vir ekonomiese eksploitasie? Hierdie dinge word maklik met militêre mag of geweld verdedig, maar nie met woorde nie. Hulle is nie slegs internasionaal in diskrediet gebring nie, maar ook by die meerderheid van die bevolkings in die kolonies self.

C. Wanneer die teikengroep dan totaal in diskrediet gebring is, en sielkundig verslaan en op die verdediging geplaas is, word begin om die

sielkundige wins in politieke, finansiële en militêre wins om te sit. Eerstens word die media, en forums soos die VN, OAE en andere, aangewend om 'n konstante diplomatieke, ekonomiese en sielkundige druk op die koloniale magte aan te wend. Elke klein insidentjie word wêreldwyd opgeblaas om die "openbare mening" nog verder in die guns van die aanvaller te swaai. Morele ondersteuning word spoedig omgesit in finansiële steun, bykomende materiële steun en laastens militêre steun vir die aanvaller. Terselfdertyd word 'n volskaalse veldtog van stapel gestuur om die verdediger sulke ondersteuning te ontsê, deur byvoorbeeld individuele of gemeenskaplike wapenboikotte of ekonomiese sanksies.

D. Wanneer die nodige steun daarvoor verkry is, word 'n begin gemaak met 'n militêre stryd. Gewoonlik is dit 'n terroriste- of insurgensiestryd, maar dit kan ander vorme ook aanneem. Die doel met die oorlog is in die meeste gevalle nie om mag met geweld te verower nie; gewoonlik besef die aanvaller dat hy nie oor die militêre mag beskik om die stryd met geweld alleen te wen nie. Die oorlog word net as 'n aspek van die sielkundige stryd beskou. Die doel daarvan is om die druk op die teikengroep te vergroot, om hulle uit te put en hulle te dwing in die rigting van politieke toegewings. In hierdie opsig het die situasie in die laaste aantal jare 'n volle ommekeer gemaak. Vroeër was sielkundige oorlogvoering slegs 'n aspek van militêre oorlogvoering. Nou is dit net andersom. Soos gesien uit die voorbeelde, is 'n totale oorlog nou iets van die verlede. Deesdae word 'n oorlog hoofsaaklik gevoer op die sielkundige en politieke terrein.

E. Daarna word die finale fase van die sielkundige aanslag aangevoor. Die teikengroep is van buite af moreel gestroop, in diskrediet gebring en geïsoleer. Hierdie morele druk word nou geleidelik vergroot deur byvoorbeeld sportisolasie, verbreking van kulturele bande, Godsdienstige verwarring, ens. Die media binne die teikenland is die natuurlike bondgenoot van die aanvaller, dit word aangewend om die morele ondermyning te vergroot. Boeke word ook gepubliseer waarin die verdedigers se morele begronding nog verder afgetakel word. Hierdie geweldige druk lei altyd daartoe dat sekere mense binne die teikengroep self moreel en sielkundig in duie stort. Hulle word oorrompel deur die aanslag, en begin glo aan die propaganda. Dit gebeur omdat daar wel teenstrydighede in die posisie van die groep bestaan bv. sosiale ongeregtigheid. Hierdie persone is gewoonlik politici – omdat hulle baie meer blootgestel is aan die aanslag, of akademici, of



kerkleiers (vanweë hul posisie uiters vatbaar vir kritiek oor hul morele standpunt – Hoe kan 'n predikant bv. onderdrukking of rassisme regverdig? Daar is geen skriftuurlike regverdiging daarvoor nie). Namate hierdie persone in duie stort open hulle 'n tweede front, van binne die teiken-groep. Hulle begin van binne af druk uitoefen vir "verandering" en "hervorming". Die gemeenskap word nou onderwerp aan druk van buite en binne, grenslyne vervaag, en dit word toenemend onduidelik wie vriend en wie vyand is, want die vyand skuil agter 'n idee wat deur welluidende retoriek verteenwoordig word.

F. Nou word die wortel-en-die-stok-tegniek aangewend. Die vyand bied altyd, ewe groothartig, aan die verdediger 'n uitweg, naamlik: "hervorming". Die eindresultaat van hierdie hervorming is altyd dieselfde as die doelwit van die aanvaller, maar dit word verberg. Eers word klein eisies gestel, gewoonlik sosiale verandering. Namate aan die een eis toegegee word, word daar egter 'n ander gestel – groter as die vorige. As die verdediger eers op hierdie glybaan beland het, kan hy baie moeilik daaruit wegbreek, want met elke toegewing beweeg hy verder en verder weg van sy aanvanklike morele fundering totdat hy later heeltemal in die lug hang. Dan word alles skielik relatief. Die verdediger het geen duidelike doel meer voor oë nie en die een hervorming lei tot die ander in 'n bose kringloop van selfvernietigende toegewings totdat die doelstellings van die aanvaller verwesenlik is. Dan is die stryd verby.

Op hierdie wyse is elke Blanke gemeenskap uit Afrika verdryf sonder dat enigeen van hulle 'n militêre stryd verloor het. Hulle is sielkundig vernietig op so 'n manier dat baie van hulle vandag nog nie kan verstaan wat gebeur het nie. Hulle is vergruis tussen die drie ideologieë van ons tyd naamlik Internasionale Liberalisme, Internasionale Kommunisme en Pan-Afrikanisme. Hulle grafskrif lui soos volg:

Hulle het probeer om idees met koeëls dood te skiet, maar die idees het hulle, koeëls en al, weggeblaas in die niet.

# Deel 3

# Suid-Afrika en Swart Afrika op die Weegskaal

*"Afrika het Detente as meganisme in sy sielkundige aanslag gebruik om die maksimale hoeveelheid toegewings te beding sonder om self 'n enkele toegewing te maak."*

HOOFSTUK 8

# Die Gordyn gaan Oop

## Inleiding

Dieselfde sielkundige stryd wat teen die Koloniale Moondhede en die Blanke gemeenskappe gevoer is, word al vir baie jare teen Suid-Afrika gevoer. Vanuit owerheidsweë is daar vir baie jare gewag gemaak van die "verskil" tussen die Rhodesiese situasie – ook dié in die res van Afrika- en Suid-Afrika. Daar is beweer dat wat in die res van Afrika gebeur het, nooit hier kon gebeur nie. Hierdie is egter 'n tipiese susmiddel wat bedoel is om die volk aan die slaap te sus... en dit het geslaag. Die ooreenkomste tussen ons situasie en die van ander blanke gemeenskappe in die res van Afrika is legio. Dit is hier egter nodig om net enkeles aan te stip: Soos die ander Blanke gemeenskappe...

a. probeer ook die Afrikaner hom al vir 'n lang tyd handhaaf as 'n klein minderheidjie teenoor 'n groot meerderheid binne 'n eenheidstaat;

b. maak die Afrikaner ook staat op sy vermoëns tot politieke manipulasie om sy magsposisie te verskans;

c. word die Afrikaner ook verblind deur die glans van sy eie ekonomiese en militêre mag as sy versekeringspolis;



d. stel die meerderheid Afrikaners ook vandag meer belang in korttermyn ekonomiese voordele as langtermynoorlewing;

e. is die Afrikaner sielkundig geweeg en te lig bevind. Hy is gestroop van sy morele fundering, en hy dobber doelloos rond;

f. is die Afrikaner vandag internasionaal totaal geisoleer en verwerp. Ons beleef alles: van VN-resolusies, tot wapenboikotte, tot sanksies;

g. het die regering totaal in duie gestort voor die sielkundige aanslag;

h. is ons nie besig om die militêre oorlog te verloor nie, maar wel die sielkundige en politieke oorlog;

i. plaas ons ook nou skielik al ons hoop op "hervorming" om ons te red.

Om die omvang van hierdie aanslag te bepaal, sowel as die sukses wat daarmee behaal is, is dit nodig dat breedvoerig gelet word op die verhoudinge tussen Suid-Afrika en Swart Afrika.

## Die Negentiende Eeu

Dit was veral tydens die ontplooiing van die Groot Trek dat die Afrikaner kennis gemaak het met die binneland van Afrika. Die trek het veroorsaak dat die noorde tot by die Limpopo deur die Afrikaners beset is. Vanuit hierdie geografiese basis is Afrika egter steeds dieper binnegedring. Dit was aanvanklik veral die werk van grootwildjagters soos Jan Viljoen, Piet Jacobs en Karel Trichardt.

Van Engelse kant was daar mense soos Jacob Hartley en Livingstone, asook sendelinge soos die Moffats. Al hierdie klein pogings is egter spoedig oorskadu deur die wedywering van die Europese moondhede tussen 1884 en 1900 wat groot gedeeltes van Afrika naarstiglik onder mekaar uitgedeel het. Vanuit Suid-Afrika het daar egter nog heelwat voelers uitgegaan na Afrika.

So was daar byvoorbeeld die Dorslandtrekkers wat Transvaal in 1875 verlaat het en so ver as Angola getrek het. Talle het hulle egter in Suidwes-Afrika gevestig waar hulle in 1885 die Republiek Upingtonia gestig het. In 1890 het die "Pioneer Column" van die "British South Africa Company", Suid-Rhodesië binnegetrek. Die Matabeles het hulle teen die Blanke besetting van Rhodesië verset. In 1893 is hulle deur die Britte verslaan en Bulawayo is aangelê. In 1896 het die Matabeles in opstand gekom, maar



*Dr Verwoerd en die Eerste Minister van Lesotho, Hoofman Leabua Jonathan.*

hulle is finaal onderwerp, ook die Masjonas in 1897. (*Van Jaarsveld,* 1976, p. 508).

Dit was die raamwerk waarbinne die Suid-Afrikaanse Blankes kontak met Afrika gehad het. "Buite die grense van sy onmiddellike bure was die Suid-Afrikaanse invloed gering. Klein groepies Suid-Afrikaners, hoofsaaklik Afrikaners, het hulle na die Anglo-Boere Oorlog op Eldoret in Kenia en Arusha in Tanganjika gevestig." (*Muller,* 1975, p. 460).

**Die 20ste Eeu tot en met die Tweede Wêreldoorlog**

Met die koms van die twintigste eeu is nie veel aan hierdie situasie verander nie. Afrika was toe die speelplek van die groot moondhede. Waar slegs 'n klein gedeelte van Afrika in 1879 onder Europese beheer was, was feitlik die hele Afrika teen 1912 kolonies van Wes-Europa.

Die geloof dat dit die reg van die Witman is om Afrika na willekeur op te kerf en te verdeel is as vanselfsprekend aanvaar. Selfs onder Afrikaners het hierdie siening in aansien gewen. "Reeds as jong student het Smuts ook die



droombeeld van Cecil Rhodes, van die skepping van 'n groot ryk in Afrika, wat sou strek van Kaapstad tot Kaïro, as sy eie aanvaar. Dwarsdeur sy lang politieke loopbaan het hy op 'n onafgebroke wyse sy oë op Afrika gerig gehou en alles in sy vermoë gedoen om sy ideaal verwesenlik te kry." (*Scholtz,* 1984, p. 375).

Reeds met die Nasionale Konvensie was die lotgevalle van die omliggende gebiede ter sprake, veral die protektorate of Britse Hoë-Kommissaris-gebiede en Rhodesië. Aanvanklik het Merriman en baie ander lede die inlywing van die gebiede by die Unie as byna vanselfsprekend beskou, maar die Britse Regering het anders oor die saak gedink. (*Kruger,* p. 473).

Tydens die Eerste Wêreldoorlog het Suid-Afrika sy betrokkenheid by gebeure in Afrika uitgebrei. In opdrag van die Britse Regering is begin om die Duitse koloniale gebiede te verower. In April 1915 het Genl. Botha met sy Suidwes-veldtog begin en op 9 Julie 1915 het die Duitsers gekapituleer. In Februarie 1916 is Jan Smuts na Duits-Oos-Afrika om die Duitse magte onder Genl. Von Lettow-Vorbeck tot oorgawe te dwing.

Na die oorlog het die Volkebond Suidwes as 'n C-mandaat aan Suid-Afrika opgedra om te administreer. Sedertdien het dit nog altyd 'n sleutelposisie beklee in Suid-Afrika se verhouding met die wêreld, en veral met Afrika. Dit was egter sover as wat Suid-Afrika se betrokkenheid by Afrika gegaan het. "Dit is egter 'n feit, soos aangetoon deur G.D. Scholtz dat, wanneer die geskiedenis van Suid-Afrika sedert 1652 geskryf word, dit moontlik is om tot met die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog in 1939 vrywel nie na die res van Afrika te verwys nie." (*Van Jaarsveld,* 1976, p. 491).

Hieruit kan afgelei word dat die Blankes in Suid-Afrika inderdaad 'n bestaan geïsoleerd van Afrika gevoer het. Hulle was nie betrokke by enige ontwikkelinge in die gebied nie en was tot 'n groot mate onbewus van al die strominge wat onder die oppervlak beweeg het.

Die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog het egter spoedig 'n einde hieraan gemaak. Soos tydens die Eerste Wêreldoorlog het Jan Smuts weereens die Britse Ryk te hulp gesnel. Weereens is Suid-Afrikaanse troepe gebruik om 'n ander man se kolonies te verower; hierdie keer het die Italianers aan die beurt gekom. In Julie 1940 is die eerste Suid-Afrikaanse magte onder bevel van Genl. Maj. G.E. Brink na Kenia gestuur met die opdrag om enige Italiaanse aanvalle vanuit Abbesinië die hoof te bied. Hulle het egter spoedig oorgegaan tot die aanval en hul grootste prestasie

was dat hulle Ethiopië van die Italianers verower het en Keiser Haile Selassie in staat gestel het om triomfantelik terug te keer na vyf jaar van ballingskap. Die Wêreldoorloë het dus van die Suid-Afrikaanse soldate reisigers gemaak en hulle in aanraking gebring met groot dele van die vasteland.

**Afrika ontwaak 1945 – 1966**

Reeds voor die Tweede Wêreldoorlog het die eerste trillings van die toekomstige veranderinge Suid-Afrika bereik. Hierdie verwikkelinge was egter vir die Blanke Suid-Afrikaners op die periferie van hul bestaan. Tot 1948 was die Unie nog grootliks onbewus van sy plek en rol in Afrika, of selfs dat hy 'n deel vorm van die groot kontinent. Sy aandag was nog op die Westerse koloniale moondhede gerig.

Die ou koloniale orde het egter begin wankel. Sedert die Tweede Wêreldoorlog het die posisie van die koloniale moondhede verstommend vinnig verander. Daar was 'n groeiende verset en opstand van die inheemse bevolking teen die Blanke regeerders.

Anti-kolonialisme, nasionalisme en Afrikanisme het die Swart ontvoogdingsrewolusie gedra. Die proses van onafhanklikwording het begin toe Libië in 1951 sy vryheid gekry het. 'n Gebeurtenis wat egter groot invloed gehad het op Afrika se onafhanklikheidstrewe, was die vrywording van die Goudkus, in 1957, toe Ghana gedoop. Dit het soos 'n veldbrand deur Afrika versprei.

Die onmoontlike het gebeur: die Swartman het die mag van die Witman uitgedaag en gewen. Na meer as vyfhonderd jaar as oorheersers van die wêreld moes die Witman nou leer om die voorheen onderhorige volke as gelykes te aanvaar. 1960 het die jaar van Afrika geword want in daardie jaar alleen is 17 kolonies ontvoog. Teen 1968 was byna die hele Afrika onafhanklik. Hierdie rewolusionêre ontwikkeling het uiteraard 'n groot invloed op Suid-Afrika en sy Blanke bevolking gehad. Die snelheid waarmee die ontvoogding plaasgevind het, het baie mense onverhoeds gevang. In 1957 het 'n verteenwoordiger van die Suid-Afrikaanse regering onder andere nog Ghana se onafhanklikheidsvierings bygewoon. (*Metrowich*, 1975, p. 2).

Vroeg reeds het Suid-Afrika en Afrika egter op 'n konfrontasie afgestuur. Suid-Afrika se verhouding met Afrika was van die begin af gekoppel aan



twee vraagstukke, naamlik die SWA-aangeleentheid en Suid-Afrika se apartheidsbeleid. Reeds in 1947 het Genl. Smuts die winde van verandering ervaar toe sy aansoek om SWA in te lyf, van die hand gewys is. S.A. is toe reeds deur Indië voor stok gekry oor die behandeling van Indiërs in Suid-Afrika. Mettertyd het hierdie aangeleentheid deel van die omvattende "apartheidsprobleem" geword.

Van daardie tye af het die stryd algaande verhewig. Tydens die byeenkoms van 1955 in New York het die saak teen Suid-Afrika 'n nuwe hoogtepunt bereik toe die Afro-Asiatiese blok 'n nuwe memorandum ingedien het waarin verklaar is dat die wêreldvrede en die Afrikastate deur die Suid-Afrikaanse beleid geraak word. Suid-Afrika se lidmaatskap van twee internasionale Afrika-liggame, die "Kommissie vir Tegniese samewerking in Afrika suid van die Sahara" en die "Wetenskaplike Raad vir Afrika suid van die Sahara" is vroeg reeds opgeskort. Dit was in die teken van die ontwikkelinge wat sou volg.

**Die Reaksie van Blanke Suid-Afrika op die nuwe situasie**

Afrika het dus in die verstommende kort tydjie van tien jaar 'n uiters radikale gedaantewisseling ondergaan. Dit is seker te verwagte dat die Blankes in Suid-Afrika onverhoeds gevang is hierdeur, en nie geweet het hoe om dit te hanteer nie. Om hierdie rede is dit noodsaaklik om te wys na die ontplooiing van Suid-Afrika se buitelandse beleid jeens onafhanklike Afrika.

Vir Dr Malan wat in 1948 aan bewind gekom het was dit uiters moeilik om die nuwe verwikkelinge in Afrika sonder meer te aanvaar. Hy het bly kleef aan die Euro-sentriese-visie van die verlede. "Malan het Suid-Afrika se rol gesien as dié van 'n Europese staat in Afrika met dieselfde belange as die koloniale moondhede; dit verklaar sy ontsteltenis oor die dekolonisasiebeleid, wat, syns insiens, hierdie gemeenskaplike belange bedreig het." (*Spence*, 1965, p. 69). Hy wou die status quo so lank as moontlik behou en het verder 'n Afrika-Handves voorgestel waarin Afrika beskerm moes word teen indringing van volke uit Asië en gelei moes word op die pad van die Europese beskawing. Hy het veral sterk gestaan teenoor die verdediging van Afrika teen 'n kommunistiese inval. Desnieteenstaande was hy ten gunste van diplomatieke bande en wel in die vorm van 'n rondreisende ambassadeur.

Met die bewindsaanvaarding van Adv. Strydom in 1954 het die eman-

sipasie van Afrika al 'n onveranderbare werklikheid geword. Vir hom was die voortbestaan van die Blanke in Afrika steeds 'n oorheersende faktor. Tog het hy nie negatief gestaan teenoor Swart Afrika nie. "Die Nasionale Regering het sedert 1955 gepoog om deur noue samewerking en vriendskaplike betrekkinge met die opkomende Swart state, vir Suid-Afrika 'n leiersposisie in die sake van die kontinent te verseker. (*Black*, 1963, p. 440).

Vir Eerste Minister J.G. Strydom het dit dus duidelik geword dat die vrywording van Afrika onvermydelik was en dat die Unie belang gehad het by wat in die res van Afrika gebeur. Gedurende sy bewind, 1954 – 58 het die gebeure in Afrika deurgedring tot die bewussyn van die Blankes in die Unie. Volgens G.S. Labuschagne het die Unie in die tydperk sy oë van Wes-Europa begin afwend en op Afrika gerig. Daar is selfs ten gunste van diplomatieke betrekkinge besluit, maar die moontlike invloed daarvan op die interne rassebeleid het veroorsaak dat dit op die lange baan verskuif is.

Met die bewindsaanvaarding van Dr H.F. Verwoerd was die emansipasie van Afrika in volle swang. In Suid-Afrika is hierdie vloedgolf met 'n groot mate van pessimisme beskou. Dit was egter ook die tyd van republiekwording en die stryd met die Statebond, met die gevolg dat gebeure elders in Afrika weer eens effens op die agtergrond geraak het. Suid-Afrika se verlating van die Statebond het egter die land se groeiende isolasie beklemtoon. Dit was dan heel waarskynlik die grootste effek wat die dekolonisasie van Afrika op Suid-Afrika gehad het. Dit het gebeur nieteenstaande die feit dat Suid-Afrika nie 'n beleid van isolasie gevolg het nie. Dr Verwoerd was egter bang dat Swart diplomate agente van verandering in Suid-Afrika sou word en daarom was hy huiwerig om diplomatieke bande met Swart Afrika aan te knoop. (*Olivier*, 1977, p. 237). Tog is dit nie uitgesluit nie en in 1962 was daar byvoorbeeld pogings om sodanige bande met die Malgassiese Republiek aan te knoop. Dr Verwoerd het ook die dialoogvoering met S.A. se onmiddellike buurstate begin en kort voor sy dood het hy byvoorbeeld die Eerste Minister van Lesotho ontmoet.

Hierdie beleid van samewerking met Afrika is verder gevoer deur Mnr Vorster. Hy het van die begin af 'n besliste uitwaartse beleid teenoor Afrika gevolg. Die uitwaartse beleid het inderwaarheid op drie fondamentstene berus: om isolasie te beveg; eksterne dialoog as 'n verlengstuk van interne dialoog met sy eie Swartmense; en dialoog as 'n normale diplomatieke funksie. (*Van Jaarsveld*, p. 528). Die inisiatief het begin met meer kontak



met buurlande soos Lesotho en Swaziland. Daarna het dit uitgebrei na Malawi en na ander Afrikalande soos Madagaskar en die Franssprekende state. Nieteenstaande 'n groter kontak met Afrika het Suid-Afrika homself met die aanbreek van 1974 geensins in 'n beter posisie met betrekking tot Afrika bevind nie.

**Afrika se beleid jeens Suid-Afrika**

In 'n studie van Suid-Afrika se verhoudinge met Swart Afrika is dit nodig om kennis te neem van die houding wat Swart Afrika teenoor Suid-Afrika inneem.

Die Swart vasteland het toenemend met sy eie stem begin praat. Waar Suid-Afrika ter sprake was, was dit van die begin af 'n uiters negatiewe en selfs 'n dreigende stem. Reeds vanaf die totstandkoming van die eerste onafhanklike Swart state soos Ghana het hierdie houding na vore gekom. Toe die ontluikende Afrika vir die eerste keer in Mei 1963 in Addis Ababa vergader het met die stigting van die Organisasie van Afrika Eenheid het dit in die Handves van die organisasie neerslag gevind.

In sy soeke na maatreëls om 'n einde te maak aan "Suid-Afrika se kriminele beleid van Apartheid", het die Addis-Ababa-beraad die voorbeeld van die Algemene Vergadering van die V.N. gevolg wat die vorige jaar lidstate van die wêreldliggaam versoek het om druk op Suid-Afrika uit te oefen om van sy "rassistiese" beleid af te sien, deur:

- diplomatieke betrekkinge met die regering van Suid-Afrika te verbreek of hulle van die aanknoop van sodanige bande te weerhou;
- hawegeriewe te ontsê aan alle skepe wat onder die Suid-Afrikaanse vlag vaar;
- wetgewing te passeer om hul eie skepe te belet om Suid-Afrikaanse hawens aan te doen;
- 'n boikot van alle Suid-Afrikaanse goedere in te stel, sowel as 'n uitvoerboikot, insluitende wapens en ammunisie, teen Suid-Afrika in te stel;
- landingsregte aan alle Suid-Afrikaanse vliegtuie te weier. (*Van Rensburg*, 1979, p. 321).

Hierdie beleidsrigtings het gedui op 'n tromp-op botsing tussen Suid-Afrika en Swart Afrika wat moeilik besleg sou kon word. Swart Afrika het egter nog verder as dit gegaan. Reeds in die vroeë sestigerjare is die Arabiese

state byvoorbeeld genader met 'n versoek om 'n olieboikot teen Suid-Afrika in te stel. Ook was daar van die begin af sprake van 'n "Afrika-Bevrydingsleër" wat die Swart bevolking van Suid-Afrika moes kom bevry.

Dit was 'n onverbiddellike houding wat niks goeds voorspel het vir Suid-Afrika nie. Met 'n groot aantal van hierdie ondernemings is dan ook 'n groot mate van sukses behaal. 'n Mens kan hier dink aan die weiering van oorvlugregte aan die S.A.L. sowel as die toenemende isolasie waarin Suid-Afrika gedwing is. Op ander gebiede was dit egter nie so suksesvol nie. Tot dusver kon Afrika nie daarin slaag om internasionale sanksies teen Suid-Afrika ingestel te kry nie. Suid-Afrika het ook nie verkrummel voor die aanslag nie maar het inderdaad in die sestiger en vroeg sewentiger jare 'n ekonomiese opbloei beleef terwyl die meeste Afrika state ekonomies gestagneer het.

Sy ekonomiese swakheid was juis Afrika se swakheid in sy heilige oorlog teen Suid-Afrika. Onder die tafel het 'n toenemende groep Swart state met Suid-Afrika begin handel dryf. Op 10 September 1967 het Malawi ook diplomatieke bande met Suid-Afrika aangeknoop. Die Afrika-Bevrydingsleër het net 'n papierbaba gebly. Waarskynlik a.g.v. die feit dat dié onverbiddelike beleid nie 'n ongekwalifiseerde sukses was nie, het Afrika besluit om sy werkswyse ietwat aan te pas. Hierdie aanpassing het gekom in die tyd toe Mnr. Vorster besig was met die ontplooiing van sy uitwaartse beleid. "'n Belangrike Afrika-inisiatief ten opsigte van dekolonisasie en apartheid was die Lusaka-Manifes wat tydens 'n konferensie van Oos- en Sentraal-Afrikaanse state in April 1969 aanvaar is. 'n Gesamentlike verklaring is uitgereik waarin die status van Suid-Afrika as 'n onafhanklike Afrikastaat bevestig is asook die reg van 'n Blanke volk om in Suid-Afrika te woon. Terwyl die Afrika-oogmerke soos uiteengesit in die Manifes die vorige standpunte van die OAE herbevestig het, het die volgende verklaring in geheel 'n nuwe element ten opsigte van Afrika se beleid teenoor Suid-Afrika na vore gebring: "Ons verkies om te onderhandel eerder as om te vernietig, om te praat eerder as om dood te maak. Ons bepleit nie geweld nie, ons bepleit wel 'n einde aan die geweld teen menswaardigheid... ons sal selfs ons broers in die bevrydingsbewegings aanraai om vreedsame versetmetodes te volg as kompromie om verandering te bewerkstellig." (*Ibid*, p. 234).

Die Lusaka-Manifes het dus 'n groter openheid van Afrika jeens Suid-Afrika geopenbaar. Na aanleiding hiervan het Pres. Felix Houphouet Boigny van die Ivoorkus byvoorbeeld "dialoog" met Suid-Afrika aan-



gemoedig, en selfs die aanknoop van diplomatieke betrekkinge goedgepraat. Hierdie oproep het egter die OAE sterk verdeel. Daar was 'n sterk groep Afrika-state wat teen dialoog met Suid-Afrika gekant was. Die Mogadisjo-Deklarasie van Oktober 1971 het die Lusaka-Manifes herbevestig maar terselfdertyd Suid-Afrika se uitwaartse beleid verdag voorgestel as synde 'n slim set van Premier John Vorster om Suid-Afrika se toenemende isolasie in die wêreld te beëindig. Die Deklarasie het ten slotte gewapende stryd bepleit as die enigste wyse waarop Suider-Afrika bevry kon word.

Ook by die OAE Spitsberaad in Junie 1972 in Rabat (Marokko) is daar weer 'n sterk aanval teen Suid-Afrika geloods. Samevattend kan daar dus beweer word dat Afrika se beleid jeens Suid-Afrika vanuit die staanspoor baie militant was. Suid-Afrika is gesien as die simbool van alles wat die Swartes verafsku. Die feit dat die beleid van Apartheid nie iewers op 'n ander vasteland soos Suid-Amerika, in swang was nie maar wel op die vasteland van Afrika was vir hulle onhoudbaar.

**Afrika se militante eise wek weerstand in Suid-Afrika**

In 'n vorige afdeling is daar reeds verwys na die beleidsrigtings wat die onderskeie nasionale premiers jeens Afrika gevolg het. Dit het gedui op 'n groot mate van openheid jeens Afrika, maar dit is nie beantwoord nie, met die gevolg dat die verwydering tussen die twee groter geword het. Suid-Afrika het homself toenemend bedreigd gevoel deur hierdie geweldige vyandigheid van Afrika. Met die gevolg dat Suid-Afrika begin het om homself tot die tande toe te bewapen. Tot in die vroeë sestigerjare was Suid-Afrika glad nie 'n militêre mag van formaat nie. In die 1960 – 61 boekjaar het Suid-Afrika byvoorbeeld maar R44 miljoen bestee aan verdediging. Dit was minder as een persent van die Bruto Nasionale Produk. Tussen 1945 en 1960 is geen noemenswaardige militêre uitrusting aangekoop nie, behalwe 'n aantal Centurion-Tenks en Sabre-vliegtuie in 1955 in samewerking met die Britse-Midde-Oosterse Verdedigingsorganisasie, wat spoedig daarna misluk het. (*Moorcroft*, 1981, p. 95).

Spoedig daarna het Suid-Afrika se bewapeningsprogram begin. In 1964 is die Staande Mag vergroot en in dieselfde jaar het die eerste 20,000 loteling e hul nasionale diensplig gedoen. Daphneklas-duikbote is van Frankryk aangekoop en Buccaneer-vegters van Brittanje. Later is Mirage-vegters van Frankryk gekoop. As gevolg van die wapenboikot wat teen die land ingestel is, is daar begin met 'n eie wapennywerheid; in 1969 is Krygkor geloods.

Teen 1975 was Suid-Afrika se verdedigingsuitgawes meer as R2 miljard.

Suid-Afrika het by verre die sterkste militêre mag op die vasteland van Afrika geword. Tot hoe 'n mate dit die geval was kan uit die volgende aanhaling afgelei word. In vergelyking met die Swart state van Afrika beskik Suid-Afrika oor 'n voortreflike wapenarsenaal en militêre kundigheid wat hulle totaal in die skadu stel, huidiglik sowel as in die nabye toekoms. Die Sowjet-Unie is besig om Angola en Mosambiek te bewapen, maar nie een van hierdie lande het die potensiaal om enige bedreiging vir die Suid-Afrikaners in te hou in die jare en selfs dekades wat kom nie. (*Gann*, 1981, p. 184).

Hierdie geweldige bewapening het, op sy beurt weer, 'n gevoel by Afrika laat ontstaan dat Suid-Afrika van plan was om hulle aan te val. Ook hierdie feit het dus Suid-Afrika se verhoudinge met Swart Afrika verder versuur. Dit is interessant om daarop te let dat dit nie sy swakheid nie, maar wel sy krag was wat teen Suid-Afrika getel het in sy betrekkinge met Swart Afrika.

Dit was ook sy ekonomiese krag wat veroorsaak het dat buurstate sku was vir enige formele ekonomiese samewerking.

**Evaluering**

Soos wat dit die geval was met die koloniale moondhede het Suid-Afrika nie veel belanggestel in Afrika voor die Tweede Wêreldoorlog nie. Afrika is bloot gesien as 'n plek van minder belang wat onder beheer van die Europese moondhede was. Die ontwaking van Afrika na die oorlog het ook grootliks saamgeval met die Afrikanerontwaking van 1948 wat uitgeloop het op 'n oorwinning vir "Apartheid" by die stembus. Hierdie feit het die twee dadelik op 'n konfrontasiepad geplaas.

Afrika het onmiddelik begin met sy sielkundige oorlog teen Suid-Afrika. In hierdie verband is veral die pers en die VN aangewend, met verbasende sukses. Die Suid-Afrikaanse regering het nie geweet hoe om hierdie nuwe situasie te hanteer nie. Vir baie jare het hulle doodeenvoudig gebeure in Afrika geïgnoreer en verbete vasgeklou aan die Eurosentriese visie. Hulle het vasgeklou aan 'n verouderde konsep van "internasionale vriendskap" terwyl dit glad nie bestaan nie. Daar bestaan slegs "bondgenootskappe" wat geldig is solank dit in nasionale belang is.



In hierdie aanvangsjare het die regering 'n aantal foute begaan wat vir ons rampspoedige gevolge gehad het. Eerstens het hulle die positiewe gebare wat daar wel was heeltemal van die hand gewys. So is Suid-Afrika byvoorbeeld in April 1957 uitgenooi na 'n konferensie van onafhanklike Afrikastate wat in Akkra gehou sou word. Nkrumah het die uitnodiging gerig omdat hy bewus daarvan was dat Suid-Afrika ook 'n slagoffer van kolonialisme was. (*Van Rensburg*, 1976, p. 329). Suid-Afrika het die uitnodiging van die hand gewys... omdat die koloniale moondhede nie uitgenooi was nie! Daardie vergadering was die voorloper van die OAE wat vyf jaar later gestig is en waarby Suid-Afrika vandag nog nie welkom is nie.

Die regering het die teendeel gedoen, hulle het 'n vaste bondgenootskap met 'n uitgediende stelsel, kolonialisme, aangegaan. Suid-Afrika het hom gedistansieer van Afrika en hom afgesonder agter die bufferstate soos Angola, Mosambiek en Rhodesië. Verder het Suid-Afrika hom ook grootskaals begin bewapen: 'n verdere teken dat hy die situasie grootliks misverstaan het. Waarmee hy te kampe gehad het was 'n sielkundige oorlog, 'n oorlog van woorde en idees, wat nie deur grense en kanonne gestuit sou kon word nie.

Die skrywer Barret het die situasie soos volg opgesom: "Hulle (SA) het toenemend in hulself gekeer agter 'n sielkundige muur van reaksie teen die potensiële bedreiging van Swart Afrika, en 'n algemene vyandige wêreld." (*Rhoodie*, p. 972, p. 547).

Reeds in die eerste fase van die sielkundige oorlog is ons dus al die een neerlaag na die ander toegedien. Eerstens is vasgeklou aan 'n beleid wat nie moreel verdedig kon word, of internasionaal bemark kon word nie. (In teenstelling met die Russe wat pragtige woorde en idees propageer, maar hul afgryslike dade verberg, het die Suid-Afrikaanse regering presies die teenoorgestelde gedoen: Hulle het woorde en idees geformuleer wat vir niemand aanvaarbaar was nie en daarvoor probeer vergoed deur "goeie dade" soos Swart ontwikkeling, 'n beter lewensstandaard, ens. En hulle kon nie verstaan waarom hulle nie krediet daarvoor kry nie. Die rede is natuurlik omdat woorde en idees tot die wêreld spreek en dade plaaslik van aard is, altyd tyd- en plekgebonde.)

Soos wat die geval met die koloniale moondhede was, was Suid-Afrika onverhoeds gevang deur die sielkundige aanslag wat so skielik losgelaat is.

Hy kon nie werklik 'n effektiewe teënvoeter daarvoor vind nie. Indien Suid-Afrika hom reeds aanvanklik teen kolonialisme uitgespreek het, instede daarvan om dit te ondersteun totdat hulle onder buitelandse druk gedwing is om daarvan afstand te doen kon die sielkundige verhouding tussen Suid-Afrika en Swart Afrika dalk op 'n beter voet afgeskop het. Hulle sou egter nogtans nie in staat gewees het om die beleid van Blanke Baasskap vir Afrika aanvaarbaar te maak nie. Laasgenoemde was 'n anachronisme in die tweede helfte van die twintigste eeu. Dr Verwoerd se idee van afsonderlike vrye volkstate is nooit kragtig genoeg gepropageer nie. Die idee het bly vassteek dat die Blankes dit maar net as 'n skuiwergat gebruik het en steeds van plan was om onbepaald oor 'n oorweldigende meerderheid Swartes binne sogenaamde "Blank Suid-Afrika" te heers.



HOOFSTUK 9

# Die begin van Detente

### Suid-Afrika se internasionale posisie in 1974

In die begin van die sewentigerjare het die vraag na die toekoms van die RSA toenemend op die voorgrond getree. Die internasionale posisie van Suid-Afrika het tussen 1970 en 1974 nie verbeter nie maar verder verswak. Waar daar voor die tyd nog gehoop is dat die "irrasionele en onredelike" internasionale vendetta teen Suid-Afrika sou afplat, het die hoop nou soos mis voor die son verdwyn.

Daar was 'n verskerpte aksie teen die RSA in die VN om Suidwes prys te gee en ook toenemende druk t.o.v. Rhodesië. Die Portugese Ryk was duidelik aan die verkrummel en daar was 'n steeds toenemende afkoeling in die verhoudinge tussen die RSA en sy tradisionele vriende, naamlik die Angel-Saksiese lande. Selfs Nederland het hom toenemend openlik aan die kant van Suid-Afrika se vyande geskaar en een van Suid-Afrika se bitterste vyande geword. Hy, en ook organisasies soos die Wêreldraad van Kerke, het aktief begin geldelike steun verleen aan die sogenaamde "vryheids-bewegings" van Suider-Afrika.

Die wapenboikot het meer effektief begin knyp toe selfs Frankryk, Suid-Afrika se laaste leweransier van wapens, die krane begin toedraai het. Suid-

Afrika se internasionale isolasie was so te sê volledig. Die land is omtrent uit elke denkbare internasionale liggaam uitgewerk, van die Internasionale Atoomkrag-Agentskap tot die Internasionale Arbeidsorganisasie. Die RSA se teenwoordigheid by die VN was nog net 'n formaliteit aangesien sy geloofsbriewe reeds verwerp is. Sportisolasie was aan die orde van die dag en deelname aan die Olimpiese Spele was iets van die verlede.

Wat diplomatieke betrekkinge betref, was dit ewe beroerd gesteld. Die land het sekerlik die minste sodanige betrekkinge gehad van enige land van soortgelyke grootte ter wêreld. In die hele Afrika het Suid-Afrika net betrekkinge gehad met een staat, naamlik Malawi. Dit was die groot sukses van Mnr Vorster se aanvanklike uitwaartse beleid, veral gesien in die lig van die feit dat Dr. Banda aanvanklik een van Suid-Afrika se vurigste teenstanders was. Aanvanklik is daar gehoop dat hierdie voorbeeld deur ander Afrikastate gevolg sou word, maar dit het nie gebeur nie. Sedert 1972 het daar oënskynlik 'n stilstand gekom in die gewaande belowende uitwaartse beleid. Suid-Afrika het as't ware geïsoleer en beleër gestaan in die wêreld en veral in Afrika. Hierdie situasie is nog onmeetbaar vererger deur die Staatsgreep van General De Spinola in Portugal, wat die einde van die Portugese teenwoordigheid in Afrika voorspel het.

"Teen die einde van Julie 1974 is selfbeskikking vir Angola en Mosambiek deur Genl. De Spinola in die vooruitsig gestel. Mnr. Vorster wat die nuwe Portugese bewind erken het, het verklaar dat hy 'n nuwe bewind in Mosambiek, die aangrensende kusbuurman van Suid-Afrika, sal erken en met hom saamwerk op die basis van wedersydse nie-inmenging." (*Van Jaarsveld*, p. 562). Dit was die begin van grootskaalse veranderings op die subkontinent. Suid-Afrika het in die proses twee Marxistiese bure ryker geword. Die stryd in Suidwes sou 'n nuwe dimensie kry deur die onttrekking van die Portugese uit Angola.

In Rhodesië het die stryd onmeetbaar geëskaleer en Suid-Afrika moes toenemend hand uitsteek om Ian Smith se beleërde Blanke minderheid instand te hou. Al hierdie feite kan gesien word as die mate van sukses waarmee ons vyande se sielkundige aanslag teen ons bekroon is. Daar is geen twyfel dat hulle die sielkundige oorlog loshande gewen het nie. Dit is hoe die situasie in 1974 daar uitgesien het, en dit was duidelik dat Suid-Afrika 'n ernstige poging sou moes aanwend om uit die isolasie te breek.

**Mnr Vorster loods sy détente inisiatief in 1974**

Dit was onder hierdie omstandighede dat Mnr Vorster in 1974 sy nuwe



détente inisiatiewe geloods het. Alhoewel hierdie inisiatief toe reeds al 'n geruime tyd agter geslote deure aan die gang was, het dit tot die openbare lig deurgebreek in 'n aantal belangrike toesprake wat Mnr Vorster teen die einde van 1974 gelewer het. Vanweë die invloed van hierdie toesprake, ook ten opsigte van die skepping van 'n interne klimaat ten gunste van détente, is dit nodig dat in besonderhede daarna verwys word.

Die eerste was die bekende "Kruispad" toespraak wat op 23 Oktober 1974 voor die senaat gelewer is. Hierin het hy hom ondermeer soos volg uitgelaat: "Dit is my geloof dat Suidelike-Afrika voor die kruispad te staan gekom het. Ek glo dat Suidelike-Afrika 'n keuse moet maak. Ek glo daardie keuse lê tussen vrede aan die eenkant of eskalasie van stryd aan die anderkant. Die gevolge van eskalasie is maklik voorsienbaar. Die tol van verdere konfrontasie sal hoog wees. Ek wil sover gaan om te sê dit sal te hoog wees vir Suidelike-Afrika om te betaal... Dit is egter nie nodig nie en, daar is 'n weg. Daardie weg is vrede, daardie weg is normalisering van betrekkinge, daardie weg is gesonde verstandhouding en normale verkeer. Ek glo dat Suidelike-Afrika daardie weg kan volg. Ek het rede om te glo dat hy bereid is om daardie weg te verkies en ek glo hy sal dit uiteindelik kies." (*Geyer*, 1976, p. 332 – 334).

Die volgende toespraak is gelewer in Mnr Vorster se kiesafdeling Nigel op 5 November 1974. Daarin laat hy hom soos volg uit: "Gee vir Suid-Afrika ses maande kans, ek vra nie meer as dit nie, gee vir Suid-Afrika ses maande kans en moenie die pad vorentoe moeiliker maak as wat hy is nie. En as u Suid-Afrika daardie kans gee sal u verbaas wees waar Suid-Afrika na daardie tyd sal staan." (*Ibid.*, p. 345).

Die laaste toespraak waarna verwys sal word is die Nuwejaarsboodskap op 31 Desember 1974. "Die feit dat ons net so deel is van Afrika as enige ander staat in Afrika, is kennelik bevestig in die loop van die jaar. Die feit dat ons 'n roeping het om te vervul en inderdaad bereid is om 'n rol in Afrika te speel as deelgenoot van gelykwaardige state in Afrika, ly geen twyfel meer nie. Dit kan ook aangeneem word dat die erkenning van hierdie feit met die loop van tyd, 'n groot indien dan nie deurslaggewende, invloed sal hê op verhoudinge tussen ons en die res van Afrika. Die belangrike rol wat deur Suid-Afrika gespeel is om détente in Suidelike-Afrika en verstandhouding in Afrika te weeg te bring, het andermaal ons strewe onderstreep om liefs vreedsame oplossings te soek pleks van konfrontasie. Die eerlikheid van Suid-Afrika in hierdie verband staan bo alle verdenking en kan nie in twyfel getrek word nie." (*Ibid.*, p. 367).

Daar is veral 'n klompie kernpunte wat tevoorskyn kom uit hierdie toesprake. Eerstens die kwessie dat Suid-Afrika in vrede met die res van Afrika wil verkeer. Tweedens dat daar 'n normalisering van betrekkinge moet kom, t.o.v. die hele Afrika maar in die besonder t.o.v. Suidelike-Afrika. Verder impliseer dit ook dat Suid-Afrika bereid is om sekere aanpassings t.o.v. sy interne beleid te maak om sodoende samewerking met Afrika te vergemaklik. Mnr Vorster het reeds aan die wêreld verklaar dat Suid-Afrika hom voorgeneem het om weg te beweeg van kleurdiskriminasie en dat hinderlike maatreëls wat die goeie betrekkinge tussen mense in Suid-Afrika versuur, en wat hoegenaamd niks te doen het met die uitvoering van die groot beleid van Afsonderlike Ontwikkeling nie, sal verdwyn.

**Afrika se reaksie op hierdie aanbod**

President Kaunda van Zambië was die eerste om op 26 Oktober 1974 op die vredesaanbod en détente in Suider-Afrika te reageer. In 'n toespraak het hy soos volg daarna verwys: "Hierdie is die stem van rede waarvoor Afrika en die wêreld vir baie jare gewag het."

Veral die verklaring dat Suid-Afrika die status van Mosambiek as 'n onafhanklike staat aanvaar, is verwelkom. Aangesien die geheime samesprekings tussen Suid-Afrika en Zambië veral om die Rhodesiese geskil gewentel het, is dit seker nie te verbasend toe Pres. Kaunda in sy reaksie met klem daarna verwys het nie. "'n Militêre oorwinning is vir die Smith regime onmoontlik terwyl Swart oorwinning onafwendbaar is. Die tyd vir onafhanklikheid onder Swart regering het lankal aangebreek. Zimbabwe moet gebore word, indien nie natuurlik nie, dan deur 'n keisersnee. Smith moet nou 'n politieke oplossing kies." (*Van Jaarsveld*, p. 577).

Om daardie rede het hy vir Mnr Vorster aangeraai om die Suid-Afrikaanse troepe aan Rhodesië te onttrek. Hy het ook die volgende stelling gemaak: "Ons sê daar is geen eksterne bedreiging vir Suid-Afrika se sekuriteit nie. Daar is geen rede vir die Suid-Afrikaanse regering om die pad van konflik te kies nie." Hieruit het geblyk dat Afrika wel bereid was tot gesprek maar op hul eie terme. Hulle het die volgende voorvereistes gestel vir samewerking: Eerstens moes Suidwes en Rhodesië aan Swart meerderheidsregerings oorgedra word en tweedens moes SA bereid wees om af te sien van sy beleid van apartheid. Indien daar hiertoe toegestem is sou Afrika dit oorweeg om betrekkinge aan te knoop. Op 7 April 1975 het President Nyerere die OAE Ministersraad meegedeel dat Afrika steeds bereid is om Rhodesië en Namibië langs vreedsame weë tot onafhanklikheid te voer. Détente met



Suid-Afrika is in 'n eenparige besluit goedgekeur. Die besluit staan bekend as die Dar-es-Salaam Deklarasie. Hierdie deklarasie is in Julie 1975 in Kampala deur die jaarlikse OAE Spitsberaad goedgekeur. Dit is nogtans vergesel van die mees sterk bewoorde resolusie in die bestaan van die OAE ten opsigte van Suid-Afrika, naamlik dat die Suid-Afrikaanse Regering "'n produk van koloniale verowering was wat as 'n ongebreidelde fascistiese mag bedag is op nimmereindigende en roekelose onderdrukking van die inheemse volke'. Détente t.o.v. die Suid-Afrikaanse rassebeleid is verwerp as 'n poging om die onderdrukking en eksploitasie van die 'mense van Suid-Afrika' te wettig.

Die sogenaamde frontliniestate het egter nou vir die eerste keer 'n aktiewe rol begin speel om die Rhodesiese probleem op diplomatieke wyse op te los. Hulle het saamgewerk met die diplomatieke offensief van Mnr Vorster wat Rhodesië onder 'n Swart regering moes indwing indien hy dit nie vrywillig wou aanvaar nie.

**Die Diplomatieke inisiatief in Swart Afrika as geheel**

Daar is reeds daarna verwys dat Mnr Vorster se uitwaartse beleid baie verder terugdateer as 1974. In die vroeë sewentiger jare het hierdie inisiatief egter tot stilstand gekners en is dit eers weer in 1974 hervat. Die groot OAE debat oor dialoog is in Junie 1971 beëindig op die Spitsberaad in Addis Ababa. Die redes daarvoor was Suid-Afrika se rasse-beleid. Daarna het die onderwerp 'n lae profiel gehandhaaf tot in 1974.

Op 22 – 23 September 1974 het Mnr Vorster en sy geselskap 'n besoek gebring aan President Houphouet-Boigny van die Ivoorkus. Dit was 'n groot deurbraak en die eerste keer dat 'n Suid-Afrikaanse Eerste Minister direk met die staatshoof van 'n verafgeleë Afrikastaat onderhandel. Dit het baie goeie dinge voorspel vir die normalisering van betrekkinge tussen Suid-Afrika en Swart Afrika. President Houphouet-Boigny was uitgenooi om 'n besoek aan Suid-Afrika te bring, hierdie uitnodiging was egter nooit opgeneem nie. 'n Jaar later, in September 1975 het Mnr Laurent Dona-Fologo, die Minister van Inligting van die Ivoorkus egter 'n besoek aan Suid-Afrika gebring, die eerste deur 'n minister van 'n onafhanklike Wes-Afrika staat. Twee jaar later het hierdie verstandhouding tussen Suid-Afrika en die Ivoorkus nog steeds bestaan toe Mnr Vorster vir Pres. Houphouet-Boigny op 22 Mei 1977 in Geneve vir samesprekings ontmoet het.

'n Verdere deurbraak het gekom vroeg in 1975 toe Mnr Vorster op 12 Februarie 'n ontmoeting gehad het met President William Tolbert van Liberië, en wel in Monrovia die hoofstad van Liberië.

Na 1974 het daar dus wel 'n groter beweeglikheid gekom in Suid-Afrika se diplomatieke skakeling met Swart Afrika. Dit was egter geensins 'n tydperk van maanskyn en rose nie. Die basiese verdelingslyn tussen die twee het nog steeds bestaan.

**Die Departement van Inligting en Swart Afrika**

Die Departement van Inligting het ook 'n rol gespeel in die skepping van kontakte tussen Suid-Afrika en Swart Afrika tydens die diplomatieke offensief.

Onder leiding van die Sekretaris Dr Eschel Rhoodie is daar begin met 'n nuwe inisiatief van wat bekend staan as "onortodoksie diplomasie". Dit is deur die aanwending van metodes, wettig en onwettig, wat daarop gerig is om Suid-Afrika se posisie in die wêreld te verbeter. Hierdie onortodokse diplomasie is openbaar gemaak tydens die alombekende inligting skandaal.

Een van die eerste onderhandse pogings wat in Afrika deur die Dept. Inligting geloods is het bekend gestaan as "Operasie Playboy". Dit het gewentel om die persoon van die flambojante James Mancham wat 'n bekende pierewaaier was in die Seychelle-eilande. Die idee was om hom aan bewind te plaas wanneer die Britte in 1976 onafhanklikheid aan die eiland toegestaan het. Die primêre metode wat aangewend is om dit te bewerkstellig was omkopery, 'n groot klomp geld is aan hom gegee sowel as 'n drukpers. Aanvanklik was die operasie wel 'n sukses omdat Mancham inderdaad die verkiesing gewen het. In 1977 is hy egter in 'n staatsgreep deur sy linkse teenstander, Albert Reneé, uit die kussings gelig en al die geld was in die water gegooi.

In 'n soortgelyke projek, genaamd "Operasie Chicken" is daar byvoorbeeld R800 000 gekanaliseer na Rhodesië om Musorewa se verkiesingsonkostes te dra. Ook daar is egter die verkeerde perd opgesaal omdat Robert Mugabe uiteindelik die bewind oorgeneem het. In die Malgassiese Republiek is van dieselfde werkswyse gebruik gemaak deurdat 'n sekere pro-Suid-Afrikaanse politikus tydens twee verkiesingsveldtogte "geborg" is, met die hoop dat hy in ruil daarvoor met Suid-Afrika sou saamwerk. Daar het egter niks van hierdie poging gekom nie. Dit lyk dus asof alle geheime projekte in



Afrika op 'n mislukking uitgeloop het. Instede daarvan om Suid-Afrika se aansien te verhoog is dit verlaag want die hele stelsel om "vriende" te probeer koop het geboemerang en het 'n swak smaak nagelaat.

**Die ekonomiese onderbou van détente**

Uit Mnr Vorster se uitsprake, waarin byvoorbeeld finansiële hulp aan Afrika belowe is, kan afgelei word dat détente gedra is deur 'n sterk ekonomiese onderbou. Die feit van die saak is dat Suid-Afrika by verre die sterkste ekonomiese staat in Afrika is.

Die belangrikste feit is egter dat die meeste Afrikastate se landbou bedryf totaal ineengestort het. Waar hulle voor onafhanklikheid die uitvoerders van landbouprodukte was het hulle na onafhanklikheid die invoerders, van veral voedsel geword. Die beste wat vir hierdie Afrika ekonomieë gesê kon word is dat hulle terugbeweeg het na die bestaansekonomie van die voorkoloniale tydperk. Ongelukkig was dit nie meer genoeg om die groeiende bevolkings te voed nie.

In hierdie situasie was die meeste Afrikastate teen wil en dank gedwing om handel met Suid-Afrika te dryf. As die naaste produsent was sy produkte die goedkoopste.

Dit was veral in hierdie opsig dat Suid-Afrika bereid was om op beperkte skaal hulp te verleen. Die volgende finansiële hulp is deur die Nywerheid Ontwikkelings Korporasie na Afrika gekanaliseer:

- Malawi het 'n lening van R25 miljoen gekry vir die ontwikkeling van 'n nuwe hoofstad, Lilongwe, 'n suikermeule en 'n treinspoor na Mosambiek.
- Die NOK het 'n lening van R20 miljoen aan Mosambiek beskikbaar gestel vir die Cahora Bassa projek.
- R9 miljoen is aan Angola geleen vir die ontwikkeling van die Kunene en Ruacana projekte.
- Lesotho het 'n lening van 'n groot versekeringsmaatskappy ontvang vir R120 000, vir die loodsing van 'n eie lugdiens en vir elektrifisering. (*Van Rensburg*, 1981, p. 336).

Terwyl Afrika teen wil en dank met Suid-Afrika moes handel dryf, het hy terselfdertyd vurige aanvalle teen die land geloods op elke internasionale forum denkbaar. President Kaunda het dit só probeer rasionaliseer: "Ek dink ook dat dit nie vir die Afrikaan ongerymd is om teenstrydige gedagtes

in vrugbare spanning in sy gemoed te huisves nie. Sy optrede sal bepaal word deur wat hy as gepas beskou in die besondere situasie." (*Ibid.*, p. 465).

Suid-Afrika se ekonomiese krag was egter ook 'n nadeel in sy onderhandeling met Afrika. Die vasteland het pas ontkom van Europese kolonialisme en die groot vrees was ekonomiese nieu-kolonialisme. Hulle was veral nie van plan om ekonomiese kolonies van Suid-Afrika te word nie. Die invloed van die ekonomiese onderbou vir détente met Afrika is dus grootliks oorskat.

**Evaluering**

Mnr Vorster het, namate isolasie toegeneem is, gevoel dat alles in die stryd gewerp moes word om dit te laat werk. Daar is besluit op "détente" wat op daardie stadium internasionale mode was. Dit beteken die normalisering van betrekkinge. Hy moes egter vinnig uitvind dat die sielkundige skade alreeds sodanig was dat dit vir alle praktiese doeleindes onmoontlik was. Nieteenstaande 'n aantal hoogs sensasionele ontmoetings het détente op kontinentale vlak wesenlik op niks uitgeloop nie.



HOOFSTUK 10

# Die einde van Détente

**Détente in Suider-Afrika**

Nieteenstaande die kontinentale détente poging was dit veral in Suider-Afrika waar dit 'n hoogtepunt bereik het en waar dit 'n wesenlike bydrae gelewer het om die aangesig van die sub-kontinent te verander. Detente het dus al deel van die sielkundige aanslag verreikende resultate gelewer vir ons vyande. Uit die volgende twee hoofstukke sal dit duidelik blyk.

**Suid-Afrika en Zambië**

In Suid-Afrika se detente-inisiatief van 1974 het Zambië te voorskyn getree as die groot vennoot. Vanweë sy geografiese posisie as frontlinie staat wat die hoogste tol moes betaal vir die stryd met Rhodesië en ook vanweë die invloed en respek wat Pres. Kaunda in Afrika gehad het as een van die min oorblywende "ouer garde" was Zambië by uitstek geskik vir die rol wat hy wou speel.

Nieteenstaande sy belang by 'n skikking in Suider-Afrika is dit nogtans insiggewend dat dit juis Zambië was wat bereid was om hierdie rol te speel. In die voorafgaande jare was Pres. Kaunda een van Suid-Afrika se leidende kritici. Hy was een van die leiers van die anti-Suid-Afrikaanse kruistog nieteenstaande sy goeie voornemens tydens die onafhanklikheid van Zam-

bië toe hy op 24 Oktober 1964 die volgende stelling gemaak het: "Ek wil hê dat my land en Suid-Afrika vriende moet wees. By Swart state moet daar 'n nuwe benadering wees tot die Suid-Afrikaanse probleem." Nieteenstaande hierdie goeie voornemens het hy een van Suid-Afrika se felste kritici geword. Daarom is sy rol in die détente-inisiatief so insiggewend.

Deur die jare het Zambië verhoudinge met Suid-Afrika vertroebel deur voortdurend klagtes by die VN aanhangig te maak oor sogenaamde Suid-Afrikaanse aanvalle op sy grondgebied. Nieteenstaande die openbare oorlogsdans het veral die Suid-Afrikaanse regering voortgegaan om kontak agter die skerms te handhaaf.

Op 22 Junie en 29 Augustus 1968 het Genl. Hendrik van den Berg na Lusaka gegaan vir samesprekings in opdrag van mnr. Vorster. Daar was ook heelwat korrespondensie tussen die twee leiers. Die besonderhede daarvan op 23 April 1971 deur Zambië openbaar gemaak.

Dit is belangrik om te onthou dat die sleutel tot die samesprekings in alle gevalle ook in 1974 die Rhodesiese situasie was.

Zambië het toegestem tot detente onder die volgende voorwaardes: dat die FRELIMO bewind aanvaar word en finansiële steun aan hulle gegee word. Dat SWA so spoedig moontlik onder meerderheidsregering onafhanklik word. Dat die RSA 'n wettige swart regering in Rhodesië erken en dat hy 'n bydrae lewer om dit te bewerkstellig, soos om druk op Ian Smith uit te oefen om Swart leiers wat gevange gehou word, vry te laat.

**Suid-Afrika het toegestem en al hierdie voorvereistes aanvaar** en dit is op hierdie punt dat die detente inisiatief openbaar gemaak is en wel in die toesprake van Mnr Vorster en Pres. Kaunda waarna reeds verwys is.

Hierdie verwikkeling het 'n gevoel van optimisme deur die sub-kontinent gestuur. Op 9 Februarie 1975 het Suid-Afrika se Minister van Buitelandse Sake samesprekings in Lusaka gevoer met sy eweknieë van Zambië, Tanzanië en Botswana. Die kruks van hierdie hele inisiatief het egter die Rhodesiese situasie gebly. Daarna het daar 'n soortgelyke byeenkoms in Pretoria plaasgevind in Augustus 1975, daar is besluite geneem wat bekend geword het as die Pretoria-Ooreenkoms. Op 12 Augustus is daar 'n gelyktydige verklaring in Lusaka en Salisbury uitgereik wat aangekondig het dat die Rhodesiese Regering en die ANC formele samesprekings sou hou, sonder voorvereistes, op die Victoria Waterval Brug wat Rhodesië en Zambië



met mekaar verbind.

Ongelukkig het die samesprekings tussen Rhodesië en die ANC nie die gewensde resultate behaal nie vanweë onversoenlikheid aan beide kante. Die een gevolg hiervan was dat die proses van normalisering van betrekkinge tussen Suid-Afrika en Zambië heelwat van sy momentum verloor het.

Kaunda het weereens 'n toenemend aggressiewe en militante houding teenoor die Wit Suide ingeneem. Daar kan aanvaar word dat hy dit gedoen het om weereens sy ou status as leier op die voorpunt van die stryd teen die Wit Suide te herwin. Reeds in 1976 het hy sy ou laai uitgehaal deur Suid-Afrika by die VN te gaan aankla vir 'n beweerde aanval op Zambiese grondgebied. In Februarie 1976 het Zambië dit duidelik gestel dat daar geen detente tussen hulle en Suid-Afrika bestaan nie. Later is hy soos volg deur die Jugoslaafse nuusagentskap aangehaal: "Ons sal veg teen Suid-Afrika. Wanneer Namibië en Rhodesië hul vryheid kry sal daar geen koloniale moondheid in Suid-Afrika meer oor wees nie."

Sover as wat die pogings betref om tot 'n vergelyk met Zambië te kom het die wiel 'n volle omwenteling voltooi. Die twee lande het in netso vyandige posisie teenoor mekaar gestaan as voor die détente inisiatief van 1974.

Hier moet kortliks verwys word na wat Kaunda gehoop het om te bereik met détente. Hy het dit slegs gesien as 'n metode om sy doelstellings vinniger te verwesenlik. Dit was nooit vir hom 'n kompromis nie, eerder 'n hefboom om te gebruik om die hele wit suide in die rigting van swart-meerderheidsregering te druk, dit kan gesien word in die volgende uitspraak wat hy oor Suid-Afrika gemaak het: "Daar is geen alternatief vir meerderheidsregering nie. Ek voorsien 'n meerderheidsregering in Suid-Afrika voor die einde van die eeu. Ons sê aan die Blankes wees redelik en laat dit vreedsaam geskied. Dan sal die minderhede 'n toekoms hê. As hulle weerstand bied en meerderheidsregering deur geweld kom kan die Blankes net hulself blameer."

**Suid-Afrika en Mosambiek**

Die staatsgreep in Portugal op 25 April 1974 is 'n gebeurtenis wat verreikende gevolge op die ontwikkeling in Suider-Afrika gehad het. Soos reeds gesê, het Mnr Vorster die moontlikheid reeds in 1970 voorsien. Die verbrokkeling van die Portugese Ryk het groot gate geslaan deur die buffer waaragter Suid-Afrika vir jare van Swart Afrika geskuil het. Nou was Suid-

Afrika begrens deur twee Marxistiese state wat 'n baie wesenlike bedreiging vir sy voortbestaan kon wees. Aanvanklik was die groot vraag gewees hoe Suid-Afrika t.o.v. hierdie ontwikkeling sou reageer? Suid-Afrika het homself egter absoluut gehou by die beginsel van geen inmenging in 'n ander se huishoudelike aangeleenthede nie. Mnr Vorster het slegs die volgende verklaring gemaak: "Al waarin ons belangstel, is dat hulle 'n stabiele regering sal daarstel – om ons onthalwe sowel as hulle s'n."

Daar was dus van Suid-Afrika se kant 'n uiters positiewe gesindheid teenoor die nuwe bewind in Mosambiek, en 'n aanbod tot samewerking. 'n Houding van strenge neutraliteit is gehandhaaf selfs in die moeilike oorgangtye na 'n FRELIMO-regering. Eerstens was daar die voorval toe die Portugese in Mosambiek hulle verenig het in 'n "Beweging vir 'n vrye Mosambiek". Hulle het die vliegveld en die radiostasie beset en hulself eensydig onafhanklik verklaar. Oor die radio het hulle herhaaldelike oproepe om hulp na Suid-Afrika gestuur. Nieteenstaande 'n potensiële plofbare interne reaksie het Suid-Afrika egter sy neutraliteit gehandhaaf en selfs huurtroepe vanuit Suid-Afrika na Mosambiek verbied. (*Van Jaarsveld*, p. 573).

Daarna het nog moeiliker tye gevolg toe duisende Portugese na Suid-Afrika gevlug het. Nieteenstaande hierdie positiewe gesindheid het Suid-Afrika reeds aan die begin 'n skyf vir die aanvalle van FRELIMO geword. Gedurende die onafhanklikheidsfees op 25 Junie 1975 het President Machel Suid-Afrika tweekeer veroordeel in sy toespraak waartydens hy van ortodokse marxistiese terminologie gebruik gemaak het. Suid-Afrika is byvoorbeeld uitgekryt as "rassisties" en "fascisties". Daar is ook openlik belowe om hulp te verleen aan die guerrillas in Suid-Afrika, SWA en Rhodesië. Dit is gedoen nieteenstaande die feit dat Mosambiek ekonomies baie sterk afhanklik van Suid-Afrika is. Dit het egter nie net by retoriek gebly nie. Daar was ook gevalle van onmenslike optrede teenoor Suid-Afrikaanse burgers, soos die geval van 'n Suid-Afrikaanse joernalis wat vir drie maande sonder verhoor aangehou is. In Februarie 1976 was daar twaalf Suid-Afrikaners in aanhouding in Mosambiek. 'n Verdere slag wat Suid-Afrikaners hard geslaan het was die Mosambiekse nasionaliseringsprogram waarin bereken is dat R15 miljoen verloor is.

Sedert onafhanklikheid het Mosambiek dus 'n dubbelslagtige houding teenoor Suid-Afrika geopenbaar. In 'n toespraak het Machel hom byvoorbeeld soos volg oor Suid-Afrika uitgelaat: "Dit is 'n regime deurdrenk met die 'agterlike Boer-mentaliteit'. Die Boere, net soos die Sioniste, dink dat



hulle God se enigste kinders is. Hulle beskou die Swartes as minderwaardig godsdienstige fanatisisme, die geweld, die brutaliteit, is kenmerkende tekens van die agterlike Boerementaliteit." Nieteenstaande hierdie houding was hulle egter bewus van hul ekonomiese afhanklikheid van Suid-Afrika. Alhoewel hulle dus die saak van die ANC goedgesind was, was hulle versigtig om enigsins verder te gaan as dit. In 1978 het die Mosambiekse Minister van Buitelandse Sake, Joachem Chissano, hom soos volg uitgelaat oor die kwessie van sanksies teen Suid-Afrika: "Ons moet realisties wees en erken dat ons dit nie op die oomblik self kan doen nie."

Van sy kant af het Suid-Afrika heelwat steun aan Mosambiek verleen, veral nadat die grootskaalse uittog van Portugese die Mosambiekse ekonomie omtrent tot stilstand gedwing het. Suid-Afrika se belang in Mosambiek was tweeledig van aard. Die eerste was die groot getal Mosambiekers wat in die Suid-Afrikaanse myne gewerk het. Hierdie getal is egter geleidelik verminder van 120 000 in 1975 tot 40 000 in 1978. Mosambiek het egter nog voordeel getrek uit die finansiële reëling van goudbetaling. Die tweede aangeleentheid was die spoorweë en hawe by Maputo. Alhoewel die gebruik van beide baie afgeneem het, het Suid-Afrika by tye omtrent die hele bedryf van die twee instellings oorgeneem om hulle aan die gang te hou.

Vervolgens het Suid-Afrika ook 'n groot rol gespeel in voedselvoorsiening. In 1976 is 600 ton mielies na Mosambiek gestuur om hongersnood te voorkom. Teen 1980 is dit verhoog na 150 000 ton en in 1981 tot 200 000 ton. In Augustus 1977 het 21 Suid-Afrikaanse mynredders gaan help toe daar 'n mynontploffing in die Tete-provinsie was en in Maart 1979 is daar hulp gestuur toe olie-opslagtenks in ontploffings aan die brand geslaan het. Nieteenstaande hierdie positiewe hulp deur Suid-Afrika was daar tot die middel van die tagtigerjare geen werklike sprake van vriendskap tussen die twee lande nie. Die enigste feit wat Mosambiek in toom gehou het om nie voluit sy rewolusie na Suid-Afrika uit te voer nie was laasgenoemde se ekonomiese en militêre mag. Op daardie stadium het détente dus beslis min indruk gemaak op FRELIMO en Samora Machel. Die belangrikste was egter dat Suid-Afrika sy eerste toegewing gemaak het. Hy het sy belofte gestand gehou en nie die vestiging van 'n Marxistiese staat gekeer nie.

**Suid-Afrika en Angola**

Tot vandag toe speel Angola 'n sentrale rol in ontwikkeling op die subkontinent. Die verwikkelings in daardie land het tot 'n punt gekom met die onttrekking van die Portugese koloniale beheer na vyfhonderd jaar. In

teenstelling met verwikkelings in Mosambiek waar Suid-Afrika in alle omstandighede sy beleid van neutraliteit en "nie-inmenging" bly handhaaf het, het Suid-Afrika teen wil en dank betrokke geraak by 'n militêre stryd in Angola. "Suid-Afrika se inval in Angola is 'n verhaal vol woede en in die end het dit 'n diplomatieke – indien nie 'n militêre-debakel geword nie."

In teenstelling met Mosambiek, waar daar 'n enkele guerrilla beweging was aan wie gesag oorgedra kon word, was daar in Angola drie strydende faksies. Op 15 Januarie 1975 is 'n ooreenkoms wat voorsiening maak vir die onafhanklikheid van Angola onderteken deur die nuwe Portugese Regering en verteenwoordigers van die drie "Bevrydingsbewegings", wat vir jare geveg het teen die Portugese gesag. Hierdie bewegings was die MPLA, UNITA en die FNLA. Die ooreenkoms is in die Portugese dorp van Alvor onderteken en het dus bekend gestaan as die Alvor-ooreenkoms. Dit het voorsiening gemaak vir 'n onmiddelike formele vuurstaking tussen die Portugese en die guerrilla magte en vir die onafhanklikheidwording van Angola op 10 November 1975.

Hierdie drie bewegings sou saam 'n nasionale regering vorm om Angola tot onafhanklikheid te lei. In Maart 1975 het daar egter gevegte tussen die MPLA en die FNLA uitgebreek. Die MPLA se posisie het ook skielik aansienlik versterk, eerstens deur die feit dat dit die beweging was wat die hoofstad, Luanda, beheer het, en tweedens aangesien hulle op 'n groot skaal militêre hulp van die Russe begin kry het. In Maart 1975 is berigte ontvang van tussen 25 – 30 Russiese vliegtuie wat in die Kongo (Brazzaville) geland het met wapens wat dan oorland na die MPLA vervoer is. Hierdie inspuiting van Russiese krygstuig was fenomenaal en het die magsbalans in Angola totaal versteur. Hoog geplaasde diplomatieke bronne in Lusaka het bereken dat tussen November 1974 en November 1975 die Sowjet-Unie wapens ter waarde van ongeveer 140 miljoen pond aan die MPLA voorsien het.

Hierdie verwikkelinge het 'n groot invloed op die Suid-Afrikaanse Regering gehad. Pretoria het die Angolese verwikkelinge met onsekerheid en ontsteltenis gade geslaan. Hulle wou nie 'n seëvierende kommunistiese MPLA in Angola hê nie, dit sou onvermydelik lei tot 'n intensifisering van die SWAPO aanslae teen Suidwes. En tot die destabilisasie van gematigde regimes in Zambië en Botswana. Suid-Afrika se détente beleid met sy bure sou ook ondermyn word.

Die Suid-Afrikaanse regering was dus gekonfronteer deur 'n uiters moeilike



dilemma. Suid-Afrika se veiligheidsbelange veral t.o.v. Suidwes-Afrika moes opgeweeg word teen die moontlike reperkussies op die diplomatieke terrein. Geleidelik is Suid-Afrika ingesuig in die Angolese konflik, eerstens deur die beskerming van die Ruacana dam projek; hakkejag operasies teen SWAPO en tweedens die betrokkenheid by UNITA in sy poging om die MPLA te verslaan.

Die Suid-Afrikaanse diepte betrokkenheid het gewentel om drie gewapende kolonne genaamd "Zulu", "Foxbat" en "Orange" wat in 'n Blitzkrieg tipe veldtog, aanvalle tot diep in Angola gevoer het. Sommige beweer, selfs tot op die drumpel van Luanda. Suid-Afrika het egter nie eensydig opgetree in hierdie verband nie. "Die 'Amerikaanse Vriend' het gesê dat die VSA nie bereid sou wees om troepe na Angola te stuur nie maar dat wapens voorsien sou word. Wapens vanuit die VSA is dan ook versend en ontvang maar dit het bestaan uit slegs kleingewere en nie die tipe wapens wat die swaar uitrusting, wat die MPLA op daardie tydstip ontvang het, kon ewenaar nie. Dr. Savimbi het Dr. Kaunda gevra of Zambië en die president van die Ivoorkus nie Suid-Afrikaanse hulp kon organiseer nie. Met die gevolg dat die Suid-Afrikaanse Magte – handelend op versoek van Dr. Savimbi asook Swart staatshoofde – die grens oorgesteek het. Hulle sterkte was bereken tussen 1200 en 1500 man en hulle het begin met 'n vinnige opmars noordwaarts al met die Angolese kus langs. Dit blyk bo alle twyfel dat hierdie skuif ook aangemoedig is deur die VSA." (*Greig*, p. 257).

Dit het dus gelyk asof Suid-Afrika se rug gedek was en asof sy ingryping in Angola inderdaad 'n positiewe invloed sou kon uitoefen op die land se beleid van détente, omdat hy homself daardeur bewys het as 'n betroubare bondgenoot. Terselfdertyd sou dit Suid-Afrika se veiligheidsbelange in Suidwes bevorder. Met die militêre offensief het alles aanvanklik voor die wind gegaan maar die getal Kubane het voordurend gegroei en hul arsenaal het meer gedug geword.

'n Groot sielkundige terugslag vir Suid-Afrika was die gevangeneming van vier van sy soldate op 17 Desember 1975. Hulle is met groot gebaar in Addis Ababa geparadeer en heelwat propaganda waarde is uit hulle gehaal. Afrika was woedend oor Suid-Afrika se deelname aan die stryd en talle lande het hulle gehaas om die MPLA regering te erken. Die twee genoemde leiers, wat ten gunste van Suid-Afrika se deelname was is toenemend gekompromiteer en in die verleentheid gestel. Op daardie stadium het dit gelyk asof die hele poging doodeenvoudig in duie sou stort. Die laaste strooi het gekom op 18 Desember toe die Senaat van die VSA 'n totale verbod

geplaas het op hulp vir die "anti-kommunistiese kruistog" in Angola. Op daardie stadium het Pres. Kaunda ook skielik van plan verander; sou Suid-Afrika hom asseblief onmiddellik uit sy buurman se land verwyder?

Gekonfronteer met hierdie veranderende situasie het Suid-Afrika begin om sy gewapende magte aan Angola te onttrek. Die hele poging het nou in sy gesig ontplof na die ontmaskering van Suid-Afrikaanse teenwoordigheid.

Die Angolese aangeleentheid het 'n buitengewone sitting van die OAE tot gevolg gehad. Hier is die OAE presies in die middel verdeel maar die blaam vir die verslegtende situasie in Angola is voor die deur van Suid-Afrika gelê. Die meerderheid OAE lede het die nuwe Angolese regering erken en die Veiligheidsraad van die VN het Suid-Afrika se betrokkenheid uitgesonder en veroordeel.

Hierdie Angolese debakel het vir alle praktiese doeleindes 'n einde gemaak aan Mnr Vorster se détente pogings in Afrika. Dit was veral Pres. Kaunda wat heelwat kritiek moes verduur na aanleiding van die onsekere rol wat deur hom, in samewerking met Suid-Afrika, gespeel is.

Die détente operasie het oor, veral die voorafgaande twee jaar, versigtig 'n positiewe beeld van Suid-Afrika probeer bou. Die diplomate het Suid-Afrika voorgestel as 'n sterk maar vriendelike Afrika buurman. Dit is verstaanbaar waarom hierdie beleid nie die anti-Suid-Afrikaanse propaganda wat gehaal is uit die teenwoordigheid van Suid-Afrikaanse soldate in Angola kon oorleef nie. Wat dus ookal Suid-Afrika se doelwitte met sy betrokkenheid by die Angolese burgeroorlog was, dit het op alle fronte vir hom op 'n mislukking geëindig.

Die onttrekking van Suid-Afrikaanse troepe na hul deelname aan die oorlog het egter nie die einde van Suid-Afrika se militêre betrokkenheid in Angola beteken nie. Tot 1985, handhaaf Suid-Afrika nog steeds 'n militêre betrokkenheid in die gebied. Die jare 1976 en 1977 is egter gekenmerk deur 'n afname in Suid-Afrika se betrokkenheid in die gebied. Daar was egter verskeie hakkejag operasies op Swapo terroriste wat oor die grens gegaan het. In 1978 was daar weereens 'n groot Suid-Afrikaanse aanval op Swapo kampe by Cassinga waarin 'n beraamde 500 mense gesterf het, onder hulle vyf Suid-Afrikaanse soldate.

Uit hierdie relaas kan sekerlik afgelei word dat Suid-Afrika en Angola nie juis as politieke "vriende" beskou kan word nie. Daar was tussen die twee



regerings min sprake van wedersydse aanvaarding.

**Suid-Afrika en Lesotho**

Vanweë die aard van Lesotho se geografiese ligging, naamlik omring deur Suid-Afrikaanse grondgebied, is dit nie verbasend dat die land – saam met die ander voormalige protektorate Botswana en Swaziland – 'n besondere band met Suid-Afrika het nie. Hulle is byvoorbeeld almal lede van dieselfde tol-unie. Tot onlangs was al vier state ook deel van die Rand Monetêre Gebied.

Lesotho het deur die jare wipplank gery in sy verhoudinge met Suid-Afrika. Ten tye van onafhanklikheid in 1966 was Lesotho Suid-Afrika se vriendelikste buurman. Om verskillende redes het daar egter 'n verslegting in verhoudinge plaasgevind.

Wat ookal die rede vir die verandering was, (sommige glo dat dit a.g.v. OAE druk was veral toe Hoofman Jonathan in 1973 een van die Adjunk-voorsitters van die OAE geword het) was daar 'n besliste swaai in Lesotho se houding teenoor Suid-Afrika. Teen 1973 het hierdie verhoudinge 'n laagtepunt bereik, veral toe die land se Minister van Buitelandse Sake op 2 Oktober voor die VN verklaar het dat geweld die enigste oplossing vir die Suid-Afrikaanse probleem is.

In 1974, saam met Mnr Vorster se beleid van détente was daar ook pogings om die verhoudinge tussen die twee lande op te knap. Dit is byvoorbeeld bekend dat die twee leiers mekaar op Jan Smutslughawe ontmoet het vir samesprekings om die probleme uit te stryk. Dit het egter nie veel gehelp nie, want reeds in dieselfde jaar het Lesotho weereens 'n saak teen Suid-Afrika aanhangig gemaak in die VN. Hierdie keer was dit die aangeleentheid van die sogenaamde "Verowerde Grond" ('n groot deel van die Oranje-Vrystaat) wat hy terugeis as synde Lesotho s'n. In 1975 het Lesotho sy anti-Suid-Afrikaanse posisie in die VN bly handhaaf veral toe hy homself sterk uitgespreek het teen détente met Suid-Afrika sowel as teen laasgenoemde se tuislandbeleid. In 1976 het die hele dispuut oor die sogenaamde sluiting van grense tussen Lesotho en Transkei die nuus oorheers. In hierdie dispuut het Hoofman Jonathan beweer dat Suid-Afrika op hierdie manier druk op Lesotho wou uitoefen om die Transkei te erken. In 1977 het Hoofman Jonathan hom soos volg uitgelaat oor Suid-Afrika: "Die probleme van Suid-Afrika is 'n direkte bedreiging vir internasionale vrede en veiligheid. Hierdie probleme dreig om 'n ordelike, internasionale

samelewing uitmekaar te skeur. Suidelike Afrika huiwer op die rand van 'n afgrond – die donker dieptes van 'n rasse-slagting... aan die wortel van die probleem lê apartheid, baasskap, rassisme en 'n Wit minderheidsregering."

Vanaf ongeveer 1978 het Lesotho gepoog om nouer skakeling met sosialistiese lande soos Sjina en Jugoslawië te bewerkstellig. In 1978 het Lesotho ook gasheer gespeel vir 'n VN-simposium oor Menseregte wat toegespits was op die Suider-Afrikaanse situasie. Dit is dus duidelik dat die verhoudinge tussen Lesotho en Suid-Afrika dwarsdeur die jare van détente uiters gespanne was en nooit werklik verbeter het nie.

### Suid-Afrika en Botswana

In teenstelling met Lesotho se aktiewe anti-Suid-Afrikaanse retoriek kan Botswana as terughoudend beskou word. Alhoewel die land nie in die openbaar een van die groot voorstanders van dialoog met Suid-Afrika was nie het hulle tog die finansiële, handels- en ander betrekkinge met Suid-Afrika bly handhaaf en terselfdertyd hul misnoeë met Suid-Afrika se binnelandse beleid nie weggesteek nie.

In 1970 het Seretse Khama sy land se posisie soos volg uitgedruk by die vergadering van onverbonde lande in Lusaka: "Indien dit lyk of ons huiwerig is om 'n aktiewe en prominente rol te speel in die stryd vir meerderheidsregering dwarsdeur Suidelike Afrika, is dit nie omdat ons ongevoelig is vir die lot van ons verdrukte broers in die Blankbeheerde state van ons landstreek nie... Ons wil meerderheidsregering geïmplementeer sien dwarsdeur Suidelike Afrika... en ons is vasbeslote om 'n bydrae te lewer tot die verwesenliking van daardie edele ideaal. Hierdie bydrae sal egter binne perke moet bly indien ons nie ons eie onafhanklikheid in gevaar wil stel nie."

Botswana het dus 'n baie lae profiel gehandhaaf in sy betrekkinge met Suid-Afrika, nieteenstaande die feit dat die land een van die Frontlinie-state is. Dit was veral gedurende die Rhodesiese oorlog dat die land by tye betrokke geraak het. Duisende vlugtelinge het na Botswana gevlug en die Rhodesiese weermag het talle hakkejagoperasies in Botswana se grondgebied uitgevoer. 'n Interessante verwikkeling was die onafhanklikheid van die Suid-Afrikaanse tuisland Bophuthatswana in 1977. Aangesien beide Tswana state is, is daar verwag dat daar noue betrekkinge tussen die twee sou ontstaan. Tot op hede het Botswana egter geweier om die nuwe Tswanastaat te



erken want "dit is 'n kind van apartheid en afsonderlike ontwikkeling".

### Evaluering

Hieruit kan afgelei word wat Suid-Afrika se houding en betrekkinge met die onderskeie onafhanklike state in Suider-Afrika was. In sommige gevalle was daar wel sprake van korttermyn opflikkering in betrekkinge tussen lande. Om hierdie rede kan Mnr Vorster se beleid van détente beskryf word as 'n "flash in the pan". Met die uitsondering van 'n aantal samesprekings en die mislukte Victoria-brug Beraad was daar nie veel wat dit kon wys nie.

Die mislukking van détente het Suid-Afrika gekonfronteer met drie eise van Swart Afrika. Dit het gewentel om Rhodesië, Suidwes en Apartheid. Daar sal vervolgens gelet word hoe Suid-Afrika gereageer het t.o.v. die bogenoemde probleem areas. Reeds in 1975 het die gevoel onder Afrikaners sigbaar geword dat 'n skikking tussen Swart nasionaliste en die Rhodesian Front in Rhodesië en internasionale onafhanklikheid tussen verwerping en aanvaarding vir Suid-Afrika in Afrika staan. So skryf Prof F.A. van Jaarsveld byvoorbeeld op 10 Januarie 1975 soos volg: "'n Skikking van die Rhodesiese kwessie sal tot die terugtrekking van die Suid-Afrikaanse polisie lei, na 'n nuwe politieke bedeling in SWA (onafhanklikheid in een of ander vorm) en na die moontlikheid van meer normale betrekkinge tussen die RSA en die Swart state van Afrika."

Die sielkundige aanslag het dus 'n kritieke punt bereik. Détente het gefaal want vriendskap was nie meer genoeg nie, die volgende fase is bereik: dit is naamlik om toegewings van die teiken-groep te eis. Die vraag was hoe ver Suid-Afrika bereid was om toe te gee? In Mosambiek het hy toegegee – dit was die eerste praktiese oorwinning van Afrika, die eerste toegewing.

**Suid-Afrika het ook nou sy eerste ervaring met 'n politieke oorlog gehad. Suid-Afrika het ongetwyfeld oor die militêre mag beskik om Angola binne enkele weke heeltemal te verower, polities het hy egter nie gedurf om dit te waag nie. Die gevolg was dat die SAW op 'n vernederende wyse uit Angola onttrek is. Dit was die eerste teken vir die Afrikaners dat hul veelgeroemde militêre mag van min of gener waarde sou wees in die tipe van oorlog wat teen hul gevoer word.** Hierdie politieke neerlaag in Angola sou verrykende implikasies inhou vir Suid-Afrika, soortgelyk aan die Amerikaanse politieke neerlaag in Vietnam. Alhoewel dit op daardie stadium nie as sulks duidelik was nie, het dit 'n keerpunt gevorm. Die begin van die verbrokke-

ling van Suid-Afrika voor die sielkundige aanslag. Saam met hul oorwinning in Angola het ons vyande ook 'n verdere en selfs belangriker oorwinning behaal... in Soweto het Amerikaans gefinansierde en Afrikanisties geïndoktrineerde opstande "spontaan" uitgebreek. Daardie gebeure sou die politieke landskap in Suid-Afrika radikaal verander. Tot hoe 'n mate die Suid-Afrikaanse regering verkrummel het en bereid was om van een toegewing na die ander te strompel word in die volgende hoofstuk duidelik.



HOOFSTUK 11

# Die Suid-Afrikaanse Regering stort sielkundig in duie

**Suid-Afrika en 'n oplossing vir die Rhodesiese Geskil**

Suid-Afrika het 'n lang en intieme verhouding met Rhodesië gehad. Op politieke gebied het die twee state egter nooit werklik langs dieselfde vuur gesit nie. Die eerste botsing het gekom voor die aanbreek van die twintigste eeu, a.g.v. Rhodesië se aandeel aan die berugte Jameson Inval. Om sake te vererger het Rhodesië tydens die Tweede Vryheidsoorlog 'n uiters anti-Afrikaner standpunt gehuldig en sterk aan die kant van die Britse Ryk in die oorlog gestaan.

Soos reeds genoem is, het daar met Uniewording die moontlikheid bestaan dat Rhodesië aansluiting by die Unie sou vind. In 1922 het die Blanke bevolking van die gebied egter in 'n referendum daarteen besluit. Hierdie feit het 'n verdere verwydering tussen die twee lande veroorsaak. Voeg daarby die tipiese Brits-koloniale afkeur en minagting van die Afrikaner en dit was duidelik dat Britsoorheersde Rhodesië bitter min met die Afrikaneroorheersde Suid-Afrika in gemeen gehad het. Hierdie "etniese" verskil het egter ook neerslag gevind in beleidsrigtings. Die Blanke Rhodesiërs het nooit werklik simpatie gehad met die Suid-Afrikaanse beleid van "apartheid" nie; hulle het geglo in die meerderwaardigheid van hul siening van beskaafde standaarde. Daarvolgens was 'n Swart regering

wel moontlik, maar oor 'n lang tydsduur. Vandaar Ian Smith se bekende uitspraak: "not in a thousand years".

Een van Dr. Verwoerd se punte van sterk kritiek teen Rhodesië, was die land se rassebeleid wat te liberaal was en wat 'n geïntegreerde regering van Swart en Wit in die vooruitsig gestel het. Na Rhodesië se eensydige onafhanklikheidsverklaring in 1965 het daar egter 'n groot verandering gekom in die betrekkinge tussen die twee lande. Teen wil en dank het Rhodesië al hoe meer afhanklik van Suid-Afrika geword. In 1970 het Rhodesië 'n republiek geword maar Suid-Afrika het die land nooit amptelik erken nie. Nieteenstaande die besorgdheid wat veroorsaak is deur Rhodesië se UDI en die voortvloeiende VN-sanksies, wou en kon Suid-Afrika nie deelneem aan die sanksies teen Rhodesië nie. Suid-Afrika het self sanksies in die gesig gestaar en kon nie sanksies teen Rhodesië aanbeveel sonder om homself daaraan bloot te stel nie. Suid-Afrika het inderdaad alle rede gehad om Rhodesië te help om sanksies te omseil en daardeur die oneffektiwiteit van so 'n taktiek te bewys. (*Moorcroft*, 1979, p. 148).

Alhoewel die terroristestryd al in 1967 'n aanvang geneem het, was dit redelik maklik hanteerbaar. Die ineenstorting van die Portugese Ryk het egter 'n drastiese wending aan hierdie stryd gegee. "Rhodesië is in 'n oorlog gewikkel langs die hele 1300 km van sy grens met Mosambiek, van die Zambezirivier in die noorde tot by die Limpopo in die suide... In die afgelope jaar het minstens 3 000 Swart Rhodesiërs, baie van hulle ontnugterde tieners, uit skole, plase en fabrieke dwarsoor die land verdwyn. Hulle glip oor die grens met Mosambiek, om aan te sluit by 'n geskatte 10 000 tot 15 000 rebelle in die 'United Zimbabwe People's Army', oortuig daarvan dat gewapende stryd teen die Wit-regime van Salisbury die enigste manier is om Swart meerderheidsregering te verkry." (*Van Rensburg*, p. 106).

Die veiligheidssituasie het dus feitlik oornag radikaal verander. Rhodesië was nou feitlik omsingel deur vyandige grondgebied. Sy hele grenslyn van sowat 3 000 km kon nou as operasionele gebied beskou word, met uitsondering van die kort grenslyn met Suid-Afrika. Al hierdie verwikkelinge het 'n insiggewende invloed uitgeoefen op die Suid-Afrikaanse beleid teenoor Rhodesië. Suid-Afrika, in teenstelling met sy vorige beleid, het nou na vore getree as die groot kampvegter vir 'n skikking en meerderheidsregering in Rhodesië. In die 1970's het die Republiek baie redes gehad om homself te beywer vir 'n skikking in die Rhodesiese konflik. Eerstens is daar gevoel dat



die Rhodesiese aangeleentheid sy uitwaartse beweging na Afrika in die gevaar stel, en oor 'n breër front was Rhodesië ook 'n nadelige invloed op Suid-Afrika se buitelandse betrekkinge. Die Republiek was voortdurend in die internasionale kollig vanweë sy ekonomiese ondersteuning van Rhodesië wat laasgenoemde se militêre masjien aan die gang gehou het. Verder het Suid-Afrika gevrees, veral na die Angolese debakel, dat die militêre stryd sodanig mag eskaleer dat kommunistiese magte soos die Kubane regstreeks betrokke mag raak, iets wat die Republiek sou noodsaak om ook in te gryp. 'n Verdere vrees was dat 'n uitgerekte stryd ook 'n radikaliserende invloed op die Swart Rhodesiërs sou hê, soortgelyk aan dié in Angola en Mosambiek, en dat dit uiteindelik nog 'n Marxistiese regering op Suid-Afrika se noordgrens sou beteken. Wat Suid-Afrika dus begeer het was 'n vriendelikgesinde veelrassige regering in 'n onafhanklike Rhodesië/Zimbabwe wat sou verseker dat die gebied 'n bufferstaat op die RSA se noordgrens sou bly.

Dit is dus duidelik dat in stede van die passiewe beleid wat die RSA in die voorafgaande jare teenoor Rhodesië gehandhaaf het, die land nou 'n aktiewe bydrae sou lewer t.o.v. die verkryging van 'n skikking in Rhodesië. Dit was ook nog die eerste eis van Afrika wat in die pad gestaan het van 'n skikking tussen die RSA en Swart Afrika.

Hier het daar egter nou 'n skeiding gekom tussen die openbare beleid van die regering van die RSA teenoor Rhodesië en die vertroulike optrede agter die skerms. Die amptelike standpunt is bekend gemaak in die genoemde toesprake in die Senaat en in Nigel en mnr Vorster het dit soos volg geformuleer: "Ek glo dis nou die aangewese tyd vir diegene wat oor invloed beskik om druk uit te oefen op alle betrokke partye, om 'n duursame, regverdige en eerbare oplossing te vind, sodat interne en eksterne verhoudinge genormaliseer kan word." Die belangrikste is egter die volgende stelling: "Ek is moeg om gedurig te beklemtoon dat dit nog nooit Suid-Afrika se beleid was om aan Rhodesië voor te skryf of haar af te dreig nie. Ek wil dit vanaand hier baie duidelik stel – Rhodesië is nie van Suid-Afrika afhanklik nie. Rhodesië ontvang geen bevele van Suid-Afrika nie. Die regering van Rhodesië neem sy eie besluite." (*Metrowich*, p. 27).

Volgens hierdie verklaring sou Suid-Afrika die rol speel van 'n "belangstellende toeskouer" wat alle moontlike hulp sou verleen om 'n oplossing moontlik te maak maar verder geen druk sou uitoefen nie. Dit is duidelik waarom hierdie beleid so uitgestip is: in Suid-Afrika het daar duidelike stemme opgegaan dat Mnr Vorster besig was om "die Witman uit te




*"I am not twisting Mr. Smith's arm."* Sunday Mail 10 November 1974

*Vorster die man.*

verkoop". Dit was inderdaad so dat Suid-Afrika wel groeiende druk op die regering van Mnr Ian Smith uitgeoefen het om tot 'n skikking te kom. In die openbaar het Mnr Vorster egter na vore getree as die groot staatsman van Afrika wat op 'n vriendelike manier sou poog om 'n skikking in Rhodesië te bewerkstellig. Daar is reeds daarna verwys dat Suid-Afrika en Zambië die twee vennote in hierdie verband was. Die eerste openbare manifestasie van die nuwe aksie was die byeenkoms in Pretoria waar 'n besluit geneem is wat bekend staan as die "Pretoria Deklarasie". Die belangrikste besluit daarin vervat, was dat daar samesprekings tussen die Rhodesiese Regering en die Rhodesiese ANC sou plaasvind by die Victoria Brug, nie later as 25 Augustus nie. (Die verenigde front van die ZANU- en ZAPU-partye het in Rhodesië ook as die ANC bekend gestaan). 'n Amptelike verklaring wat na die samesprekings uitgereik is het gelui dat die deelnemers tot 'n aantal voorstelle ooreengekom het, wat indien dit deur alle partye geïmplementeer sou word, tot 'n skikking sou lei.

Daarna het die beroemde Victoria-Brugberaad gevolg waarna reeds verwys is. Hierdie beraad het egter nie aan die groot verwagtinge voldoen nie. Alhoewel dit die einde voorspel het van die Pretoria-Lusaka inisiatief, het Suid-Afrika daarna betrokke geraak by die Anglo-Amerikaanse inisiatief





*Mnr Vorster ontmoet president Kenneth Kaunda in Zambie gedurende die beroemde "brugberaad" in 1974. Dr Hilgard Muller, die Suid-Afrikaanse Minister van Buitelandse Sake, kyk toe.*

onder leiding van Dr. Kissinger. Selfs in hierdie verband is die amptelike Suid-Afrikaanse beleid soos volg uitgespel: "Suid-Afrika het, sonder om in enige iemand se huishoudelike sake in te meng, alles in sy vermoë gedoen om die partye bymekaar te bring en begrip vir mekaar se probleme te bevorder." (*Metrowich*, p. 71).

Dit het egter toenemend duidelik geword dat hierdie beleid slegs vir openbare konsumpsie bedoel was. Dit het begin deurskemer dat Suid-Afrika bereid was om hardhandiger metodes aan te wend om 'n skikking te bewerkstellig. In die geheime onderhandelinge met die frontliniestate moes Mnr Vorster reeds besluit het om aan al Afrika se eise, veral t.o.v. Rhodesië en Suidwes toe te gee. Die eerste tekens dat die klemskroef aangedraai word, het in verband gestaan met die teenwoordigheid van 2 000 lede van die SAP in Rhodesië. Een van die eerste eise wat Pres. Kaunda gestel het, was die onttrekking van die SAP uit Rhodesië. Daar is dadelik begin met die implementering hiervan. Reeds in Februarie 1975 is hierdie polisie onttrek aan aktiewe diens, alhoewel hulle eers formeel in Augustus 1975 onttrek is.

Dit sou egter 'n geleidelike ontstrengeling wees, want 15 Suid-Afrikaanse offisiere het by die militêre hoofkwartier aangebly en volgens "Operasie Polo" het vyftig helikoptervlieëniers en tegnici tot in Augustus 1976 in Rhodesië aangebly. (*Martin*, p. 143). Reeds voor die bekende brugberaad het Mnr Vorster dus druk op die Rhodesiese regering begin uitoefen deur die onttrekking van die Suid-Afrikaanse polisie wat geïnterpreteer moes word as 'n geleidelike onttrekking van ondersteuning in die algemeen. Veral na die Portugese Staatsgreep het Rhodesië totaal afhanklik van Suid-Afrika geword en om daardie rede was Ian Smith versigtig om nie gesien te word as die struikelblok wat Mnr Vorster se détente-inisiatief verongeluk het nie.

Terselfdertyd het hierdie toenemende afhanklikheid aan Mnr Vorster 'n geweldige hefboom gegee om teen die Rhodesiese Regering te gebruik. Dat hy dit gebruik het, het duidelik geword toe Mnr Smith – onder druk van Vorster – toegestem het om die Swart nasionalistiese leiers wat in aanhouding was, vry te laat om na Lusaka te gaan vir samesprekings. (*Ibid.*, p. 149). Uiteraard het hierdie druk wat Mnr Vorster uitgeoefen het 'n stremming geplaas op die verhouding tussen die twee regeringsleiers. Dit het na vore gekom toe Mnr Ian Smith in Oktober 1975 'n striemende aanval op Mnr Vorster geloods het en die blaam vir die mislukte samesprekings voor sy deur gelê het. Dit was 'n keerpunt in die verhouding tussen die twee. Mnr. Vorster het hom na Pretoria ontbied oor hierdie uitlatings. "Vorster het Smith gedwing om apologie aan te teken en skriftelik te onderneem om ernstig aan 'n vreedsame skikking te werk, maar na stormagtige samesprekings van vier uur lank, het Vorster vir Smith nie meer vertrou nie." (*Ibid.*, p. 237). Of Smith nog vir Vorster vertrou het, is te betwyfel, want die druk deur Vorster het geleidelik toegeneem en die klemskroef is aangedraai. "Die oorlogsgety het teen Bulawayo en Salisbury begin aanspoel. En tog het Pretoria begin om sy helikopters en vlieëniers te onttrek, en, in die middel van 1976, om die vloei van ammunisie en voorrade te beperk." (*Moorcroft*, p. 152).

Die klimaks van Vorster se armdraaitaktiek het egter gekom in 1976 toe Smith na Pretoria genooi is vir 'n ontmoeting met Dr. Kissinger. Oënskynlik lê die sleutel van die gebeurtenisse op 19 September by 'n ontmoeting wat 'n paar dae vroeër tussen Vorster en Smith plaasgevind het.

Daartydens het Vorster vir Smith gedwing om die beginsel van meerderheidsregering binne twee jaar te aanvaar. Op 24 September om 8 nm het Ian Smith Rhodesië toegespreek en dit duidelik gemaak dat hy ingestem het



tot meerderheidsregering binne twee jaar. Dit was 'n bitter uiteinde vir die Blankes van Rhodesië. Dit was veral duidelik, ten regte of onregte, waar hulle die blaam vir hierdie neerlaag gelê het: "Na die leiersbyeenkoms was die R.F. baie bitter oor die verraad van die Afrikaners. Een R.F. agterbankerparlementslid het dit onomwonde gestel: 'Dit was druk van Suid-Afrika, maar mnr. Vorster sal nie sy probleme verminder deur ons vir die wolwe te gooi nie'; 'n Ander parlementslid het saamgestem: 'Ons het geen ander keuse gehad nie, Suid-Afrika het ons in die steek gelaat'." (*Moorcroft*, p. 154).

Dit was dus duidelik dat Suid-Afrika die eerste eis van Swart Afrika, naamlik Swart meerderheidsregering, tot op die letter uitgevoer het. Die feit dat dit druk deur die Suid-Afrikaanse regering was wat die Blankes gedwing het om te kapituleer, staan soos 'n paal bo water. Die verdere verwikkelinge in die gebied behoort tot die geskiedenis. Eerstens was daar die interne skikking waarin die Suid-Afrikaanse Regering die Musorewa-faksie finansieel ondersteun het. Die uiteinde was egter die internasionale skikking en verkiesing waarin Robert Mugabe die bewind in Rhodesië oorgeneem het.

Interessant is egter dat Suid-Afrika se bydrae om 'n skikking in Rhodesië te bewerkstellig die verhoudinge met Swart Afrika nie eers minimaal ten goede beïnvloed het nie. Al wat gebeur het is dat die volgende item op die lys, naamlik Suidwes, op die voorgrond gedwing is en dat Suid-Afrika 'n nuwe vyandiggesinde frontliniestaat ryker geword het.

**Suid-Afrika en Suidwes**

Soos wat geblyk het uit die Rhodesiese geval, is dit ongegrond om te beweer dat Suid-Afrika se hantering van die SWA-aangeleentheid na 1974 slegs gemik was op die verkryging van goeie betrekkinge met Swart Afrika. Soos in die geval van Rhodesië moet die SWA-inisiatief gesien word teen die agtergrond van die RSA se hele internasionale posisie, en veral in die lig van die feit dat die Suidwes-vraagstuk elke jaar toenemend geïnternasionaliseer is deur die VN. Dit was ongetwyfeld die Afrikastate wat binne daardie organisasie die belangrikste rol gespeel het om die Suidwes-aangeleentheid jaarliks aan die groot klok te hang. So was dit byvoorbeeld twee Afrikastate, Liberië en Ethiopië, wat in 1960 die Internasionale Geregshofsaak teen Suid-Afrika aanhangig gemaak het. Die gevoel het dus posgevat dat beide die Suidwes en Rhodesiese aangeleenthede eers opgelos moes word alvorens daar sprake kon wees van 'n normalisering van betrekkinge.

In die oë van die meerderheid Afrikastate was Suidwes-Afrika die laaste groot koloniale probleem van die moderne wêreld. Suid-Afrika het altyd die internasionale posisie van Suidwes erken. Dit het egter nie noodwendig die reg van die VN om die bestuur van die gebied oor te neem, ingesluit nie. Met die ontbinding van die Volkebond op 19 April 1946 is Suid-Afrika se administrasie van Suidwes nie uitdruklik beëindig nie. Die handves van die VN het reeds op 24 Oktober 1945 in werking getree en dus was die VN nie, volgens volkereg, die opvolger van die Volkebond nie. Hierdie interpretasie sou vir baie jare die amptelike siening van die Suid-Afrikaanse Regering bly, aldus Dr. Hilgardt Muller, die destydse Minister van Buitelandse Sake: "... Die Volkebond het egter na die Tweede Wêreldoorlog ontbind en het die destydse Verenigde Party Regering van Genl. J.C. Smuts, asook die opvolgende en huidige Nasionale regerings, konsekwent die beskouing gehandhaaf dat die VN wat in 1945 tot stand gekom het, geen jurisdiksie oor Suidwes-Afrika ontvang het nie." (*De Beer*, p. 394).

Dit was egter nie slegs in hierdie opsig dat daar van die VN verskil is nie. Intern is Suidwes geadministreer volgens die plan van die Odendaal-verslag. Dit het daarvoor voorsiening gemaak dat die RSA se tuislandbeleid ook in dié gebied toegepas sou word. Dit was dus duidelik dat daar prinsipieel sterk verskille tussen die RSA en die internasionale gemeenskap aangaande SWA bestaan het. In die vroeë sewentigerjare het hierdie posisie egter radikaal verander. Dit is interessant dat die beleidsverandering kronologies saamval met die loodsing van Vorster se beleid van détente in 1974. Reeds in 1974 is daar byvoorbeeld 'n Wetgewende Vergadering byeengeroep van alle bevolkingsgroepe. Op 1 September 1975 is die Turnhalle van stapel gestuur en waar die beleid tot op daardie stadium afsonderlike ontwikkeling was het dit nou oorgeslaan na gesamentlike ontwikkeling binne een geografiese entiteit.

Terselfdertyd het die RSA meer tegemoetkomend geraak teenoor die VN. Vele skrywers beklemtoon ook die feit dat hierdie handomkeer saamgeval het met Mnr Vorster se beleid van détente. "Die feit dat die Suid-Afrikaanse-geïnisieerde grondwetlike Turnhalle-konferensie in Namibië in September 1975 gehou is kan genoem word, omdat die tydsberekening van hierdie etnies-gebaseerde grondwetlike oefening betekenisvol was: dit het saamgeval en was ongetwyfeld gekoppel aan Vorster se détente-inisiatief in Suidelike Afrika." (*Geldenhuys*, p. 212). Dit lyk dus tog logies om die nuwe verwikkelinge in Suidwes direk toe te skryf aan die poging van die Suid-Afrika-Regering om tot 'n vergelyk met Swart Afrika te kom. Dit is dus duidelik dat die Suid-Afrikaanse regering ook in hierdie opsig heeltemal



toegegee het aan die eise van Swart Afrika. Veral as dit gesien word saam met die volgende uitspraak van Pres. Kaunda: "Ek wil dit baie duidelik stel aan mnr Vorster en sy kollegas: eerstens dat enige vertraging in die toekenning van onafhanklikheid aan Namibië ongetwyfeld internasionale inmenging in die land sal meebring. Tweedens dat enige poging om 'n tuislandbeleid in Namibië daar te stel, buitelandse inmenging sal veroorsaak. Derdens, dat enige poging om SWAPO daar uit te hou, om watter rede ookal, buitelandse inmenging in daardie land sal meebring." (*Van Rensburg*, p. 212).

Hierdie beginselbesluit van eenheidstaatonafhanklikheid vir Suidwes onder 'n Swart regering is sedertdien onveranderd gehandhaaf nieteenstaande die feit dat die verdere onderhandelings nie met Afrika nie maar met die sogenaamde Westerse Kontakgroep (alias Gang of Five) gevoer is. Sedertdien gaan die onderhandelinge onverpoosd voort maar dit gaan nie meer hier om enige beginselverskille nie maar bloot om tegniese punte wat Suid-Afrika telkens na vore bring in sy vertragingstaktiek. Een van die belangrikste besware, naamlik die teenwoordigheid van die Kubane in Angola het die onderhandelinge tot op hede op 'n dooie punt laat uitloop.

**Suid-Afrika se interne beleid in Afrika**

Dit was nie net t.o.v. Rhodesië en Suidwes dat Swart Afrika toegewings van Blank Suid-Afrika verwag het nie maar ook t.o.v. sy eie interne beleid. In verband met die eerste drie eise is reeds gesien dat die Vorsterregering omtrent woordeliks toegegee het aan hierdie eise. Die vraag is nou wat die reaksie was t.o.v. die laaste eis. Pres. Kaunda het hierdie eis soos volg geformuleer: "Daar is geen alternatief vir meerderheidsregering nie. Ek glo dat daar voor die einde van die eeu meerderheidsregering in Suid-Afrika sal wees. Ons sê vir die Blankes: wees verstandig en laat die oordrag so vreedsaam as moontlik geskied. Dan sal die minderhede 'n toekoms hê. Indien hulle weerstand bied en meerderheidsregering deur geweld verkry word, sal die Blankes net hulleself te blameer hê." (*Van Rensburg*, p. 213).

Tot die aanvaarding van Swart meerderheidsregering wou die regering van Vorster nie toestem nie, maar daar is nogtans in 1974 begin met die geleidelike aftakeling van die "apartheidstruktuur". Gelyktydig met die eksterne détente-inisiatief het ook 'n interne inisiatief van die grond af gekom. Op 24 Oktober 1974 het Mnr Pik Botha bv. in die VN die volgende verklaring gemaak: "Ek wil dit vandag hier baie duidelik en kategories stel:

My regering staan nie diskriminasie voor wat suiwer op ras of kleur gebaseer is nie. Diskriminasie gebaseer slegs op die feit van 'n man se vel kan nie verdedig word nie, en ons sal alles in ons vermoë doen om weg te beweeg van diskriminasie gebaseer op ras of kleur." (*Geldenhuys*, p. 96). Hierdie, en ander uitsprake, het as 'n duidelike teken gekom dat die Suid-Afrikaanse regering in die proses van détente ook bereid was om groot veranderings in die land se binnelandse beleid aan te bring. Die eerste veranderinge wat aangebring is was op die gebied van die sogenaamde "petty apartheid". Met ander woorde, oppervlakkige sosiale skeiding het verdwyn, in parke, hysers, teaters en ander openbare geriewe. Sommige hotelle het nou sogenaamde "internasionale" status verkry, wat beteken het dat dit oopgestel is vir alle rasse.

Op 'n hele aantal wetsterreine is daar eenvoudig opgehou met die toepassing daarvan sonder dat die betrokke wette dadelik van die wetboek afgehaal is. 'n Mens dink hier veral aan die wet op werksreservering wat al hoe minder toegepas is en gelei het tot 'n toestroming van Swartes tot beroepe wat voorheen vir hulle gesluit was. 'n Verdere voorbeeld is die wet op toestromingsbeheer wat ook al hoe minder toegepas is. Dit was egter slegs die begin. In 1975 is 'n 30 jaar-huurpag aan die stedelike Swartes toegestaan. In Augustus 1976 is dit tot 99 jaar of onbepaald verleng. Reeds in 1973 is die Theron-kommissie aangestel om die posisie van die Kleurlingbevolking te ondersoek. Intussen is daar ook 'n kabinetskomitee aangestel (in 1975) om 'n nuwe grondwetlike bedeling vir Blankes en Kleurlinge te ondersoek. In 1977 het hulle te voorskyn gekom met 'n voorstel wat voorsiening gemaak het vir drie parlemente (intussen is die terme van die komitee uitgebrei om die Indiërs in te sluit).

Terselfdertyd is daar ook groot klem gelê op die uitskakeling van die loongaping wat daar tussen Blank en Nie-Blank bestaan het. Die idee het posgevat dat dit goed sou wees om 'n welvarende Swart middelklas te skep wat 'n aandeel in die vryemarkstelsel sou hê. Daar is ook twee kommissies aangestel om arbeidsaangeleenthede te ondersoek. In 1979 het hierdie twee kommissies hul verslae ter tafel gelê. Die Riekertkommissie wat hulle veral toegespits het op arbeidsaangeleenthede het voorstelle gemaak wat daarop gemik was om maksimum ekonomiese groei te verseker deur Swart opleidingsfasiliteite te vermeerder en wetlike beperkings op die vrye vloei van arbeid af te skaf. Die Wiehahnkommissie het aanbeveel dat werksreservering afgeskaf moes word en dat alle werkers toegelaat moes word om wetlik-erkende vakbonde te stig en daarby aan te sluit.



Uit hierdie verwikkelinge kan afgelei word dat Suid-Afrika goed op pad was na 'n totaal geïntegreerde bedeling wat ook mettertyd grondwetlik beslag moes kry.

**Evaluering**

Reeds sedert die emansipasie van Swart Afrika het daar dus 'n groeiende weersin jeens Suid-Afrika ontstaan vanweë Suid-Afrika se beleid van 'Blanke Baasskap'. In hierde proses het hulle bygedra tot Suid-Afrika se internasionale isolasie. Teen die begin van die 70'er jare is die nuwe woord 'Detente' geformuleer as manier om die Koue Oorlog te beëindig en verhouding tussen die VSA en die USSR te verbeter. In die praktyk het dit egter 'n tegniek geword waarvolgens die USSR toegewings van die VSA kon afdwing... in ruil vir geen toegewings van sy kant nie.

In hierdie tydsgewrig het ook die Suid-Afrikaanse Regering besluit om van 'Detente' gebruik te maak as manier om uit sy internasionale isolasie te breek. Ironies genoeg het die hele veldtog egter vir Suid-Afrika net nadele gebring en nie 'n enkele voordeel nie. Afrika het dit as meganisme in sy sielkundige aanslag gebruik om die maksimale hoeveelheid toegewings te beding, sonder om selfs 'n enkele toegewing te maak. Dit is die duidelikste voorbeeld van 'n suksesvolle sielkundige aanslag: 'Dwing toegewings uit jou vyand sonder om self enige toegewings te maak'.

Reeds in die begin van die 70'er jare het daar dus 'n toenemende ineenstorting voor die sielkundige aanslag plaasgevind. Die Suid-Afrikaanse regering was inderdaad so gaaf as om te help om talle van die Afrikaniste se doelstellings te verwesenlik. Laat ons kyk na wat ons vyande gewen het met hierdie oefening:

- 'n Marxistiese FRELIMO regering het in Mosambiek totstandgekom, met die ondersteuning van die Suid-Afrikaanse regering. Die Blanke verset aldaar is vernietig en hulle is by die honderd duisende die land uitgejaag. Dit sou beslis nie so maklik gewees het indien Suid-Afrika die Blankes aldaar ondersteun het nie;

- Die Blankes in Rhodesië is deur die Suid-Afrikaanse Regering onder 'n swart regering van Robert Mugabe ingedwing. Indien hulle nie hul steun onttrek het en soveel dwang op Ian Smith toegepas het om te kapituleer nie sou daar vandag nog 'n Blanke regering gewees het en sou die verloop van die geskiedenis dalk anders gewees het.

- In SWA is die beginsel van 'n eenheidstaat en Swartoorheersing aanvaar, die belange van die Blankes is opsy gewerp en dit is maar net 'n kwessie van tyd voordat die hele gebied aan 'n SWAPO bewind uitgelewer sal word.

- Die Suid-Afrikaanse binnelandse beleid is sodanig 'aangepas' dat daar effektief 'n einde gemaak is aan die beginsel van Afsonderlike Ontwikkeling. Suid-Afrika is op 'n glybaan na links geplaas waarvan die uiteinde niks anders kan wees as die swart regering wat President Kaunda voorsien nie.

Dit is gladnie sleg om jou vyand te oorreed om soveel van jou doelstellinge vir jou te help verwesenlik nie, veral met so min moeite.

Dit is veral interessant om daarop te let dat Afrika nie nodig gehad het om 'n enkele toegewing te maak in ruil vir al hierdie suksesse nie. Suid-Afrika is tot vandag nog steeds netso geisoleer in Afrika, die OAE en die afsonderlike swart state is nog steeds netso vyandig soos in die voorafgaande tyd... nog meer so want nou het hulle bloed geruik. In ons eerste eksperiment met sielkundige oorlogvoering het ons dus loshande verloor.

Dit was egter nog net die begin. Voortaan sou die stryd op Suid-Afrika self toegespits word. In die volgende afdeling sal meer breedvoerig daarna verwys word, en die leser kan self bepaal of ons enigsins beter gevaar het in daardie verband.



*Die einde van Europa, die begin van die Koue Oorlog.*



# Deel 4

# Die Totale Aanslag

*"Die Swartmense het 'n onvervreembare reg op elke duim van Afrika se grond. In die geheue van die mensdom as geheel was hierdie vasteland nog altyd die tuiste van die Swartman... Hul migrasie binne-in hul vaderland maak nie hul eis op die onbewoonde gebiede van Afrika ongeldig nie. Geen rasionele man kan jou huis binnekom en hierdie of daardie kamer wat jy nie beset nie, in besit neem nie. Nie-Swartes is gaste van die Swartes... en moet hulself aanpas by die belange van Afrika."*

*As daar een ding is wat vandag duidelik is, is dit dat ons vandag sielkundig verower is: hoeveel van die volksideale van 'n paar jaar gelede het in regeringskringe en Afrikaanse instellings oorgebly? Dit is inderdaad die verstommendste aspek van ons ondergang, hoe vinnig, so baie van ons mense sielkundig in duie gestort het. 'n Mens kan dit eenvoudig nie glo nie.*

HOOFSTUK 12

# Die Wortel en die Stok

In deel 2 het ons gekyk na die ontstaan en ontwikkeling van sielkundige oorlogvoering, sowel as die toepassing daarvan om Afrika te bevry van Europese oorheersing. Tot hoe 'n mate dit suksesvol was, kan gesien word aan die feit dat daar 50 jaar gelede nouliks een staat in Afrika was wat nie onder Europese oorheersing gestaan het nie. Vandag is daar slegs een staat, naamlik Suid-Afrika, wat nog onder Blanke beheer staan. In minder as 'n half-eeu is die rolverdeling dus presies omgekeer.

In deel 3 is verwys na die rol wat die ontwakende Afrika gespeel het om 'n soortgelyke sielkundige oorlog teen Blank Suid-Afrika van stapel te stuur. Reeds op 8 Oktober 1962 het die verteenwoordiger van Ghana in die VN uitgeroep: "Twee miljoen Blanke Suid-Afrikaners terroriseer en dreig twaalf miljoen Swartes met die dood. Die VN moet optree om te verhoed dat die vandale van Suid-Afrika 'n kernvuur in die wêreld begin." 'n Dag later het President Sekou Toure die volgende uitspraak gemaak: "Ons sal nooit die reg erken van 'n 'vreemde' minderheid om hul wil op 'n 'nasionale' (Swart) meerderheid af te dwing nie..." (*Scholtz,* 1964, p. 78).

Die sielkundige aanslag teen Suid-Afrika word vandag egter nie net deur Afrika aangevoor nie. Afrika lewer die emosionele impetus vir die veldtog maar die sukses daarvan word bepaal deur dit wat buite Afrika gebeur.



**Die Koue oorlog**

Daar is reeds meermale verwys na die feit dat die huidige wêreldsituasie grootliks verklaar kan word deur die feit dat die beëindiging van die Tweede Wêreldoorlog gepaard gegaan het met die verdeling van die wêreld in magsblokke. Europa, wat vir soveel eeue die verloop van die wêreld bepaal het, is in sy geheel verslaan. Dit het dus nie hier slegs gegaan om 'n Duitse neerlaag nie, maar om 'n Europese neerlaag. Uit hierdie oorlog het twee nuwe supermoondhede verrys: die VSA en die USSR en hulle het dadelik Europa onder mekaar verdeel. Die helfte van Duitsland, sowel as die hele Oos-Europa, sou voortaan die koloniale domein van die Sowjet-Unie wees. Die ystergordyn sou in die middel van Berlyn laat sak word. Wes-Europa sou weer die koloniale domein van die VSA word. Beide hierdie twee moondhede sou miljoene troepe in Europa stasioneer, oënskynlik om mekaar te beveg, maar ook om hul heerskappy oor Europa te bevestig. Soos wat die Europese moondhede van ouds by die Berlynse Konferensie die vasteland van Afrika onder hulself verdeel het, het die VSA en die USSR op hul beurt weer die Europese vasteland ondermekaar verdeel by die Konferensies van Jalta en Potsdam.

In Wes-Europa het die Amerikaanse besetting nie slegs 'n militêre en politieke aspek gehad nie. Die belangrikste aspek van die Amerikaanse besetting was ekonomies van aard. Reeds gedurende die oorlog het Brittanje gevind dat hy vinnig besig was om slegs 'n voorstad van die VSA te word. Die feit dat Brittanje so afhanklik van die VSA geword het, is beklemtoon deur die feit dat dit Amerikaanse generaals was wat beheer gevoer het oor geallieerde magte in gesamentlike optredes. Die Britte moes tweede viool speel. Na die oorlog is hierdie ekonomiese afhanklikheid ook uitgebrei na die res van oorlogsvernietigde Europa. Met die bekende Marshall-plan het die VSA die ekonomiese lot van Europa verseël, en daarmee saam sy politieke en selfs kulturele lot. In hoe 'n mate die VSA vir Wes-Europa beheer, kan gesien word in die geskiedenis van die Suez-krisis. In 1956 het President Nasser van Egipte sonder meer besluit om die Suez-kanaal te nasionaliseer. Om hulle belange te verdedig het Brittanje en Frankryk 'n aanval op Egipte geloods. Die VN het dadelik protes aangeteken en Rusland het gedreig om hulp aan Egipte te gee. Die doppie van die Frans-Britse inval was egter geklink toe die VSA in die VN 'n skietstaking geëis het. Die Franse en Britte was verplig om toe te gee aan die eise van 'n skietstaking en moes hul gewapende magte onttrek.

Daardie gebeurtenis sou 'n voorteken wees van wat later in die res van die

wêreld sou gebeur. Nadat hulle Europa onder mekaar verdeel het, was dit seker nie verbasend dat hierdie twee moondhede ook sou poog om die magstryd na die res van die wêreld te verskuif nie. Elkeen sou poog om die groots moontlike deel van die "Derde Wêreld", wat tot op daardie stadium die koloniale besit van die Europese state was, tot hul invloedsfeer toegevoeg te kry. Die ingebruikneming van die kernbom, eers deur die VSA en later deur die USSR, het egter paal en perk gestel aan militêre avonture om die magsbasis te verbreed. Om daardie rede is daar toe van ander metodes gebruik gemaak, waarvan die belangrikste sekerlik sielkundige oorlogsvoering was.

Die twee moondhede wat oor die Berlynse muur na mekaar gestaar het, het elk nie slegs 'n mag verteenwoordig nie, maar ook 'n idee. Aan die oostekant was daar die Internasionale Kommunisme wat 'n utopie aan die wêreld voorgehou het. So sterk was en is hul ideologiese dwangbaadjie dat hulle die kommunisme beskryf as die onafwendbare kulminasiepunt van die geskiedenisverloop. Om die wêreld te help om hierdie utopië te bereik, sou hulle nie net gebruik maak van konvensionele militêre mag nie, maar veral van die uitvoer van rewolusie. Hulle het genoeg geloof in die vermoë van hulle ideologie om die harte van mense te beïnvloed en voldoende ondersteuners te trek om uiteindelik die beheer oor 'n land te verkry. Uiteraard kon die VSA nie agterbly in hierdie stryd om die "hearts and minds" van die mensdom nie. Die Amerikaners se ideologie is die internasionale liberalisme. Ook hulle moes hierdie ideologie en lewensvisie onder die mense van die Derde Wêreld propageer indien hulle nie wou agter raak in die stryd nie. Dit was veral met hierdie doel voor oë dat die VSA die VN gestig het, met sy setel in New York, as instrument om internasionale liberalisme te propageer en uit te bou.

Dit is dan teen hierdie agtergrond dat die stryd om die Derde Wêreld begin het. Beide die groot moondhede het egter hul eie krag oorskat, en ook die insig van die Derde Wêreld volke onderskat. Dit het nie lank geduur voordat die Derde Wêreld uitgevind het hoe om hierdie twee moondhede effektief teen mekaar af te speel om hul eie belange te bevorder nie. Veral die VSA het homself toenemend aan sy eie tou opgehang.

**Die Weste in die Beskuldigdebank**

Na die oorlog het die eerste skote dus geklap sonder dat iemand 'n geweer opgetel het. In hul strewe om mekaar te beveg het beide die groot



moondhede inderdaad saamgespan teen die Europese koloniale moondhede. Afrika en Asië het die emosionele stu-krag verleen, maar die VSA en die USSR sou die sielkundige aanslag loods. Hul belangrikste instrumente sou die pers en die VN wees. Teen 'n gemeenskaplike aanslag deur beide die groot moondhede, gepaardgaande met 'n groeiende nasionale bewuswording in die koloniale gebiede vanweë die gebeure gedurende die oorlog, kon die Europese moondhede hulleself eenvoudig nie verweer nie. Reeds in 1947 was Brittanje verplig om die "juweel van die Britse kroon," naamlik Indië, onafhanklikheid te gee. Die grootste kolonie ter wêreld het sy plek tussen Oos en Wes ingeneem, en om hom sou al die nuwe onafhanklike state hulle skaar as die sogenaamde "onverbonde" groep. Namate meer en meer kolonies onafhanklik geword het, het die aandrang op die ontvoogding van die oorblywende kolonies sterker geword. Totdat ons vandag die situasie bereik het dat daar nog net een land is wat, geografies, deel van die Derde Wêreld is, maar wat beheer word deur 'n minderheid uit die Eerste Wêreld. Veertig jaar se sielkundige stryd kulmineer dus nou in die stryd om Suid-Afrika – dit is die laaste bastion wat verower moet word, die laaste Europese fort wat verpletter moet word.

Daar is dus geen sprake daarvan dat die Afrikaners die enigste is wat uitgesonder word vir die sielkundige aanslag nie. Die hele Europese ras het hulle na afloop van die oorlog toenemend in die beskuldigdebank bevind, en bevind hulle steeds daar. Gebeure gedurende die oorlog het reeds 'n geweldige impak gehad op die gemoed van die Europeër, dit alleen het hom sielkundig broos gemaak. Dat sulke gebeure kon plaasvind in 'n beskawing wat duisende jare oud is, het mense hul eie beskawing laat bevraagteken. Weg was die selfversekering wat die Europeër vir soveel eeue gekenmerk het, weg was die geloof in sy eie meerderwaardigheid. Daar het 'n gevoel ontstaan dat, hoewel die Weste tegnologies en wetenskaplik die meerdere was van die res van die wêreld, dit moreel en geestelik die mindere was. 'n Beskawing wat mense op groot skaal kon vergas en verbrand kon nie anders as om, moreel en geestelik gesproke, barbare te wees nie. Hierdie aftakeling van die eie het oorgegaan tot 'n oordadige verheerliking van die ander. Ons was weer terug by die "edele barbaar"-sindroom.

Hierdie sielkundige verbrokkeling van Europa is nog verder sinies uitgebuit deur sowel die twee groot moondhede as die ontwakende Derde Wêreld. Europa is gevoed met 'n skuldkompleks vir al sy koloniale wandade.

Die Derde Wêreld het hierdie skuldkompleks uitgebuit, nie net om homself te bevry nie, maar ook om Europa sielkundig tot ewigdurende skuldenaar

van die nie-Blanke rasse te maak. Dit kan gesien word in die wyse waarop veral Afrika, tot vandag toe miljarde rande se "ontwikkelingshulp", uit Europa afpers. 'n Duitser het in sy boek "Schnee für Afrika" beskryf hoe omvangryk hierdie hulp eintlik is. Europa word dus gedwing om te betaal vir die "sondes van die vaders" op dieselfde manier as wat die Duitsers die Jode moet betaal vir "die sondes van die vaders".

Hierdie aangekweekte skuldgevoel het dus 'n albatros om die nek van Europa geword. Sielkundig is hulle geheel en al die gyselaars van die Derde Wêreld. Om hierdie bewering te staaf, kan na die volgende voorbeeld verwys word: Alhoewel die begrippe "vryheid, gelykheid en broederskap" as wapen gebruik is in die stryd om Afrika, het dit slegs 'n sielkundige wapen gebly; dit het nooit 'n werklike lewenswyse verteenwoordig nie. In Afrika bestaan die demokrasie net in naam. Vryheid is slegs 'n woord wat op vaandels geskryf word. Verkiesings is 'n luukse: staatsgrepe is veel goedkoper. Massamoorde is 'n algemene verskynsel, diktature en tiranieë van die ergste graad is alledaags. Volksmoorde, sy dit in Nigerië, of Ruanda of Zimbabwe, vind met eentonige reëlmaat plaas. Veelrassigheid, gelyke regte, minderheidsregte en "Bills of Rights" bestaan doodeenvoudig nie. Die Blankes is omtrent uit elke Afrikaland geskop; selfs Indiërminderhede, soos dié in Uganda en Kenia, se lewe is ondraaglik gemaak of hulle is uitgesit. Nieteenstaande al hierdie dinge kan Europa dit nie waag om Afrika te kritiseer nie. In die meeste Westerse lande het dit die "eerste onvergeeflike sonde" geword om hoegenaamd enige kritiek teenoor 'n nie-Blanke uit te spreek. Sodanige kritiek staan gelyk aan rassisme. Dit is ook enigsins slegte maniere om na die werklikhede van Afrika te verwys. Die opvatting van die "edele barbaar" mag nie geskend word nie.

Die Weste is dus blind vir enige gebreke en sondes van die Derde Wêreld. Hulle kan nie waag om iets te sê nie want hulle kan dalk aanspreeklik daarvoor gehou word, en gevra word om daarvoor te betaal. In 'n internasionale gemeenskap en 'n VN wat deur die Derde Wêreld oorheers word, o.a. deur gedurige dreigemente om hulle by die kommunistiese stal te voeg, is bogenoemde beslis nie 'n leë dreigement nie. Die enigste uitweg vir Europa is dus om toe te gee aan die sielkundige afpersing van die Derde Wêreld. Die eerste toegewing was om hulle kolonies te ontruim. Sedertdien kan hulle moeilik enige eis van die Derde Wêreld ignoreer, en dit is waar Suid-Afrika in die prentjie kom. Om te bewys dat hulle genees is van hul "vroeëre dwaling", help hulle die Derde Wêreld om hulle eie mense van Europese herkoms uit te delg. So het niemand byvoorbeeld meer gedoen as die Amerikaners en die Britte om hul mede-Engelssprekendes in Rhodesië



tot 'n val te bring nie. Die Europeërs verkwalik dan ook die Afrikaners omdat hulle nou nie maar "gracefully bow out" nie, soos wat die Koloniale moondhede en die Colons in Algerië dit gedoen het nie. Hulle poog dus om hulle "morele waardigheid" te herwin deur die Blankes in Afrika, ook die Afrikaner, vir die wolwe te gooi. So byvoorbeeld is niemand so sieklik moreel soos byvoorbeeld die Hollanders nie. Hulle dweep met hulle nuutgevonde moralisme, soos wat die Inkwisisie met Kettery gedweep het. Vergete is hul eie koloniale geskiedenis, met alles wat daarmee gepaard gegaan het. Dis 'n deel van hulle geskiedenis wat hulle liefs wil vergeet. Die bestaan van die Afrikaners is 'n aanstoot vir hulle "nuwe moraliteit" – 'n daaglikse verwysing na "wat die Hollanders eens was". Dis tog makliker, minder pynlik, en meer gerieflik om iemand anders te laat boet vir jou sondes... om gemoedsrus te verkry deur iemand anders se ondergang. Die Afrikaners moet onder geen illusie verkeer oor die feit dat die Hollanders, en die ander Europese volke, hul sondes saam met die Afrikanervolk wil begrawe nie.

Hierdie "nuwe moraliteit" is egter nie die enigste rede waarom die Europese lande ons kwaaiste vyande geword het nie. Hoewel hulle na die oorlog genoeë moes neem met die status van derderangse moondhede, moes hulle tog ook naarstiglik probeer red wat daar nog te redde was. Brittanje moes dus poog om darem sy Statebond in stand te hou; dit sou darem nog die illusie van sy vervloeë mag reflekteer. So belangrik het hierdie illusie vir Brittanje geword dat hy spoedig die gyselaar van sy eie Statebond geword het. Die Derde Wêreld-lede het geweet dat hulle maar net nodig gehad het om die Statebond in duie te laat stort om Brittanje geestelik finaal te knou. Enige dreigement van daardie aard het Brittanje gewoonlik baie vinnig baie inskiklik gemaak vir enige radikale eise. So erg het dit geword dat die Derde Wêreld-lande al gedreig het om Brittanje uit sy eie Statebond te skop. Die mees grafiese voorbeeld van hierdie afpersing is natuurlik toe Suid-Afrika in 1961 gedwing is om die Statebond te verlaat. Later was daar natuurlik die situasie toe Biskop Muzorewa in Rhodesië se interne skikking na 'n regverdige verkiesing aan bewind gekom het. Brittanje het dit baie sterk oorweeg om sanksies te lig en die nuwe regering te erken. By die Statebondskonferensie in Lusaka is Mev Margaret Thatcher egter deur haar Statebond daarvan oortuig dat dit fataal vir Brittanje sou wees om dit te doen. Die gevolg: Brittanje het Muzorewa se regering nie erken nie en aangedring op 'n verkiesing wat Robert Mugabe aan bewind geplaas het. Bloed was baie beslis nie dikker as water nie. Daarby kan gevoeg word die huidige sanksiehisterie in die Statebond. Die Derde Wêreld lande het al hul sielkundige mag ingespan om Brittanje te dwing om sanksies teen Suid-Afrika in te stel.

Hulle het die Statebondspele in Skotland geboikot en selfs gedreig om die Statebond te verlaat. Alhoewel Margaret Thatcher seker sterker gestaan het teen hierdie tipe afpersing as enige van haar voorgangers, was sy tog verplig om sekere 'toegewings' te maak om 'n disintegrasie van die Statebond te verhoed. Alhoewel dit dus in hierdie geval minder voordele vir hul ingehou het, het die Derde Wêreld Lande tog weereens daarmee sukses behaal.

**Die VSA hang homself op**

Toe die VSA hierdie stryd teen Europa ontketen het, het hy gedink dat hy slegs met wins uit die stryd sou kon tree. Nie net was die VSA ekonomies en militêr die magtigste land ter wêreld nie – in die internasionale liberalisme het hy 'n ideologie gehad wat enige ander ideologie sou oorskadu. Verder het die VSA oor geen koloniale ryk beskik wat hy kon verloor nie. Hy kon dus bekostig om redelik meerderwaardig te voel oor die skuldkompleks wat hy so lukraak om Europa se nek help hang het. Sy eie Rooihuide was mos netjies uitgedelg en die geraamte diep begrawe. Reeds in die vorige eeu het die VSA 'n burgeroorlog geveg om slawerny uit te wis, en moreel gesproke was hy dus onaantasbaar.

So het hulle gedink. Maar hulle het vergeet van die bevryde Negerslawe in hulle midde. Die waarheid was dat daar geen sprake van gelyke regte was nie. Segregasie, weliswaar nie institusioneel nie, maar in die praktyk, was aan die orde van die dag. Die Swart bevolking het die onderste tien persent van die Amerikaanse samelewing verteenwoordig; hulle was sosiaal en ekonomies verder agter as selfs die nuutste mees onlangse immigrantegroepe. Saam met die ontvoogding van Afrika, wat die Amerikaners geïnisieer het, volg daar nou heel onverwags 'n bloedige Swart burgerregteveldtog in die VSA. Niemand kon meer verbaas gewees het as die WASPs (White Anglo-Saxon Protestants) van die VSA nie.

In 'n ommesientjie word die Amerikaanse samelewing 'n slagveld. Mense soos Martin Luther King en andere word oornag nasionale figure. Die boemerang was volledig. Die Amerikaners was in 'n ongelooflike knyptang; die Russe het gepaap van plesier. Die Amerikaners is gedwing om te "practice what they preach". Nou moes daar vinnig beweeg word om die situasie te beredder. Daar is vorendag gekom met "affirmative action" en sogenaamde "multi-cultural education". Deur gebruik te maak van "busing" is daar nou begin met gedwonge integrasie in Amerika. Veral hulle rolprent- en televisiebedryf sou daarvoor ingespan word. In elke rolprent



moes daar nou 'n "token black" wees. Op die televisie- en rolprentskerm moes die wêreld eerstens oortuig word dat die VSA 'n gelukkige geïntegreerde samelewing is, en tweedens sou dieselfde media die Amerikaners oortuig dat dit goed en pragtig is om te integreer en dat dit inderdaad die algemene norm is. Die sielkundige aanslag teen die Blanke Amerikaners het 'n hoogtepunt bereik met die bekende boek deur Arthur Hailey. In sy boek "Roots" sou hy 'n grafiese beskrywing gee van die lotgevalle van die Amerikaanse Negerslawe. Die televisieprogram van "Roots" het die Amerikaners net so geskud soos wat "The Holocaust" die Duitsers geskud het. Dit het die "Uncle Tom's Cabin" van die Twintigste eeu geword. Die skuldgevoel wat die Amerikaners op so 'n opportunistiese wyse op die Europeërs afgedwing het met weerwraak op hulleself neergedaal. Ook hulle sou voortaan hulle onskuld ten alle koste moes bewys. Die ganse Blanke Amerikaanse nasie het begin om die knie te buig voor die Swartes. Hulle situasie is nog onbenydenswaardiger as dié van die Europeërs, want die daaglikse teenwoordigheid van hulle eertydse slawe, en dié se opsigtelike ekonomiese ellende, herinner hulle daagliks aan die "sondes van die vaders". Om sake te vererger, beskik hierdie voormalige slawe ook oor noemenswaardige politieke mag.

Die Amerikaners kon egter, soos hul Europese kollegas, redelik vinnig 'n aanpassing maak. Aangesien die Negers slegs tien persent van die bevolking uitmaak, sal hulle nooit 'n ernstige bedreiging vir die gesagsorde wees nie. Alhoewel die Amerikaanse skuldkompleks seker enigiets moontlik maak, is dit hoogs onwaarskynlik dat Jesse Jackson of enige ander Neger bv. President van die VSA sal word. Hierdie vernietigende sielkundige neerlaag van die Blanke Amerikaners, sowel as die venynige tweestryd met die USSR, maak dit vir die VSA onmoontlik om enigiets anders as 'n Swart meerderheidsregering in Suid-Afrika te eis. Dit is egter interessant dat selfs die magtige Amerikaners tweekeer binne een dekade 'n sielkundige onderspit van fenomenale omvang moes delf. Hierdie feit alleen maak 'n klug van enige argument dat sielkundige oorlogvoering van minder belang is.

**Die Kommunistiese aanslag**

Hierop word daar nie breedvoerig ingegaan nie. As daar een aanslag is waarvan die gemiddelde Afrikaner baie weet, dan is dit die kommunistiese aanslag. Ons pluk egter vandag die wrange vrugte van die regering se simplistiese en naïewe siening van die aanslag teen ons. Die kommunistiese rewolusie is beslis 'n gevaar vir die Afrikaner, maar as dit maar die enigste



*Die Sielkundige aanslag in die VSA.*



*Die Swart Burgerregte Beweging in die VSA kom op dreef.*



*President Kennedy en die leiers van die Burgerregte Beweging.*



aanslag was, dan kon ons dit bekostig om 'n sug van verligting te slaak. Die kommunistiese aanslag is maar een aspek van die aanslag teen die Afrikaner; dit is beslis nie meer gevaarlik as die ander aanslae nie. Inteendeel, dit is minder gevaarlik, juis omdat die Afrikaner dit duidelik herken as 'n vyand. Die gevaarlike vyande is die wat nie herken word nie... met vriende soos die VSA en Brittanje het die Afrikaner beslis nie vyande nodig nie.

**Die Afrikaner in die visier**

Gesien teen hierdie agtergrond, is dit enigsins pateties om die optrede van die Suid-Afrikaanse regering te sien. Mnr Pik Botha wat handewringend praat van "dubbele standaarde" en byna tot trane gedwing word deur die "onregverdigheid van die wêreld" wat maar net nie wil sien hoe goed die NP-regering is en watse wonderlike dinge hulle doen nie. Uit die optrede van die regering die afgelope dertig jaar blyk dit duidelik dat hulle nie die vaagste benul het van wat hulle tref nie. Die totale isolasie waarin Suid-Afrika homself tans bevind, is eerstens die resultaat van die regering se onbeholpe onvermoë en onkunde, en slegs tweedens die gevolg van die vyand se suksesse.

Daar moet geen illusies gewek word nie. By 'n sielkundige oorlog gaan dit om presies dieselfde doelwit as by 'n militêre oorlog – naamlik oorwinning. Dit gaan beslis nie hier om altruïstiese motiewe nie. Nog die Amerikaners, nog die Russe of die Europeërs kan 'n duit omgee vir die belange van die volke wat in Suid-Afrika woon. Hulle stel slegs belang in hul eie belang en as daar in Suid-Afrika 'n bloedige konfrontasie en uitdelging kom, sal die VSA sy skouers optrek net soos hy dit gedoen het toe hy Sjina vir die kommuniste gevoer het in 1949, en toe hy Iran vir die Ajatolla Khomeini gevoer het. Dis mos iemand anders wat doodgeskiet word.

Vir die NP-regering om dus te praat van "vriende in die buiteland" is so ongelooflik naïef dat dit verbasend is dat Suid-Afrika die laaste bastion is en nie die eerste een wat geval het nie. Die regering het hoegenaamd niks geleer uit die geskiedenis van die afgelope vyftig jaar nie. Hy praat nog steeds in negentiende eeuse begrippe en hanteer die diplomasie soos wat die gekultiveerde here in Europa dit gedurende die vorige eeu gehanteer het. Vol vorm en protokol en pragtige retoriek maar bitter min, indien enige, insig. Die sielkundige aanslag teen die Afrikaner is daarop gemik om Suid-Afrika onder 'n Swart bewind te plaas. Dit maak nie saak of die bewind die ondersteuning van die meerderheid van die bevolking



*Van desegregasie tot gedwonge integrasie. Kinders word etlike kilometers van hul tuisgebiede af vervoer om te verseker dat alle skole geïntegreer is.*






het of nie; al wat belangrik is, is dat dit Swart moet wees. Met dit as die einddoel word daar gestreef na "'n oop samelewing", "regverdigheid", "geen diskriminasie", "apartheid moet dood", "weg met klein apartheid", ensomeer. Die regering moet gedwing word tot "groter demokratiese deelname", ensovoorts, ensovoorts. Al hierdie dinge is egter slegs terme en tegnieke wat die regering aan die beweeg moet kry na kapitulasie.

Dit is die klein treetjies na uiteindelike oorgawe, die dun punt van die wig. Daar sal nou gelet word op die buiteland se metodes om die Afrikaner te dwing om te kapituleer.

**Die Eerste Tekens**

Reeds voordat die NP-regering in 1948 aan bewind gekom het, was daar reeds die eerste tekens van veranderinge sigbaar. Generaal Jan Smuts was 'n briljante man, en een van die hoogtepunte in sy politieke loopbaan was sy bydrae tot die stigting van die VN. Reeds in 1947, toe hy die VN genader het met die versoek om Suidwes by die Unie in te lyf, kon hy egter die winde van verandering voel. Vanweë Indië se beswaar, is die versoek geweier.

Die volgende jaar het die NP aan die bewind gekom met 'n beleid getiteld "Apartheid". Alhoewel dit vir die meerderheid Afrikaners vanselfsprekend was, was dit 'n ongerymdheid in die nuwe internasionale wêreld. Indië het aanvanklik gekom met klagtes oor Suid-Afrika se hantering van die Indiërs. Mettertyd het hierdie klagtes egter saamgesmelt met die koor van klagtes oor apartheid in die algemeen. Soos reeds uiteengesit, het die toenemende emansipasie van die Derde Wêreld daartoe gelei dat die hele karakter van die internasionale wêreld verander het. Geen jaar het verbygegaan sonder VN-aanvalle op Suid-Afrika nie. Aanvanklik was die VN egter nog Blank-oorheers en het die aanvalle nie veel beteken nie. Namate die Derde Wêreld die meerderheid in die VN geword het, het die situasie egter verander. Die Weste was duidelik op die verdediging, indien nie aan die retireer nie.

In 1960 het die Britse Premier, Harold Macmillan, sy bekende "Winde van Verandering"-toespraak in Kaapstad gehou. In 1961 is Suid-Afrika gedwing om die Statebond te verlaat: dit was duidelik dat die winde van verandering inderdaad oor die wêreld gewaai het. In 1963 is 'n wapenboikot teen Suid-Afrika ingestel. Terselfdertyd is Suid-Afrika toenemend uit internasionale liggame geskors. Suid-Afrika is oorvlugregte oor Afrika ontsê en daar was toenemende eise vir 'n verpligte ekonomiese boikot van Suid-Afrika. Dit is telkens slegs deur die veto-regte van die Westerse lande soos

die VSA, Brittanje en Frankryk afgewend. Hierdie lande het dit egter nie gedoen uit enige liefde vir die Afrikaner nie, maar doodeenvoudig om hul fenomenale beleggings in die land te beskerm. Hulle het baie groot winste gemaak en kon nie bekostig dat handel met Suid-Afrika opgeskort word nie. Elke keer het hulle egter 'n groter sielkundige houvas op Suid-Afrika gekry omdat hulle ten regte kon beweer dat dit net hulle was wat tussen Suid-Afrika en internasionale sanksies gestaan het.

**Die VN-Veldtog – ongekend en onbeperk**

Uit voorafgaande kan afgelei word dat die fokuspunt van die wêreldpolitiek verskuif het vanaf die nasionale hoofstede soos Washington, London, Parys, Berlyn en Moskou, na New York, waar die VN se hoofkwartier gesetel is. Dit was hier waar die hele internasionale vendetta teen Suid-Afrika sy hoogtepunt bereik het.

In 1952 het Indië die Sekretaris-Generaal versoek om "die rassebotsing wat uit die beleid van apartheid spruit" op die agenda van die VN te plaas. In Desember 1952 het die VN 'n kommissie van drie lede benoem om die situasie in Suid-Afrika te bestudeer. Weereens, in 1955, het Indië 'n saak aanhangig gemaak en gelykstelling vir alle rasse in Suid-Afrika bepleit. Uit protes teen inmenging in Suid-Afrika se huishoudelike aangeleenthede het Suid-Afrika in 1956 sy verteenwoordiger in die VN aan die verrigtinge onttrek. In 1960 is 'n beroep op Suid-Afrika gedoen om rasseharmonie op die beginsel van gelykheid tot stand te bring en die beleid van Afsonderlike Ontwikkeling en rassediskriminasie te laat vaar. 'n Spesiale kommissie se ondersoek na Suid-Afrika se rassevraagstuk het byna drie weke lank geduur. In 1964 is 'n Apartheidskomitee in die lewe geroep wat hom toegespits het op die algehele isolasie van Suid-Afrika en daarvoor die hulp van vakbonde dwarsoor die wêreld ingeroep het.

In 1964 het die Spesiale Komitee weereens die aanbeveling gedoen dat ekonomiese sanksies teen Suid-Afrika ingestel moes word. In 1965 is 'n aanslag geloods om Suid-Afrika se lidmaatskap van die VN opgeskort te kry en om "Apartheid" as misdaad teen die mensdom verklaar te kry. Die agitasie daarvoor het voortgeduur totdat daar in 1973 daarmee geslaag is. 'n Konvensie is gereël wat so 'n besluit aanvaar het. Sedert die middel sestigerjare het die Apartheidskomitee elke jaar met strenger maatreëls na die Algemene Vergadering gekom. Hierdie maatreëls berus op drie hoekstene: die algemene isolasie van die Republiek; verwoede propaganda deur die inligtingskantoor van die Verenigde Nasies, sy radioprogramme en ook die



gewone radio en televisie, en steun aan Suid-Afrika se vyande en die aanhitsing van die inheemse volke van die Republiek. (*Van Jaarsveld*, 1975, p. 518).

Nog steeds was dit nie die einde nie: in 1973 is 'n beroep op alle kommissies van die VN gedoen om Suid-Afrika lidmaatskap te ontsê en om groter hulp aan die terroriste-organisasies te verleen. Daar is besluit dat anti-apartheidspropaganda in soveel tale as moontlik versprei moes word. Ten opsigte van algehele isolasie is voorgestel dat lidstate hul militêre attaches onttrek, dat handelsbetrekkinge stopgesit, voorkeurtariewe beëindig, beleggings onttrek, immigrasie ontmoedig, sportspanne geboikot, en terroristebewegings erken word.

Deur VN-druk is Suid-Afrika dan ook uit omtrent elke denkbare internasionale liggaam uitgeskop. So omvattend is dit inderdaad dat geen land ter wêreld meer vry is om bande met Suid-Afrika aan te knoop nie. Sou so 'n land dit waag, word daar onmiddellik 'n soortgelyke sielkundige veldtog teen hom geloods. Daar is min lande ter wêreld wat daarvoor kans sien. So is Nieu-Zeeland byvoorbeeld internasionaal gegesel omdat sy sportspanne teen Suid-Afrika meegeding het; dieselfde het met Brittanje gebeur. In die Statebond is die Glen Eaglesooreenkoms gevolglik aangegaan, wat sportbetrekkinge met Suid-Afrika moes verbied.

Daar moet geen illusies bestaan oor die omvang van hierdie eksterne sielkundige aanslag teen die Afrikaner nie. Die doel van hierdie veldtog is om die Blanke regering tot 'n val te bring. Om hierdie doel te bereik word sielkundige druk op Suid-Afrika en die Afrikaners uitgeoefen om te kapituleer. Al hierdie aksies is dus die stok, die wortel is dat Suid-Afrika internasionaal aanvaar sal word, en alle beperkinge opgehef sal word, indien die Blankes net redelik wil wees en aan die eise toegee.

Die omvang van die VN se sielkundige oorlog teen Suid-Afrika is inderdaad so omvangryk dat 'n hele aantal boeke net aan die onderwerp gewy kan word. Dit kan ten regte beweer word dat geen volk in die geskiedenis oor so 'n lang termyn aan so 'n omvattende en vernietigende aanslag onderworpe was nie. Geen onkostes is gespaar nie, geen propaganda was te erg nie. Dit sluit nie eers die veldtog t.o.v. Suidwesafrika in nie – ook daardie veldtog is 'n studie op sigself. In die sewentigerjare het hierdie veldtog 'n hoogtepunt bereik met die verwerping van Suid-Afrika se geloofsbriewe. Nog steeds is dit egter nie die einde nie, en elke jaar word daar opnuut druk uitgeoefen vir internasionale sanksies sowel as 'n olieboikot. Sodanig is die krag van sielkundige oorlogvoering, dat byna geen Westerse land van naam nog nie

op die een of ander manier voor die druk geswig het nie, al is dit slegs deur 'n kulturele akkoord te verbreek soos wat Nederland gedoen het. Daar kan met reg beweer word dat Suid-Afrika vandag oor min giftiger vyande beskik as ons stamland, Nederland. So totaal is sy ineenstorting dat 'n mens dankbaar kan wees dat hierdie land nie meer gewig dra nie. Indien dit 'n groot moondheid was, sou dit ons ongetwyfeld ten gronde gerig het. Gelukkig vir ons is dit 'n land van min betekenis in die internasionale politiek. Die merkwaardigste kenmerk van die land is waarskynlik die omvang van sy ineenstorting op politieke, godsdienstige en morele terreine. Weereens is bloed beslis nie dikker as water nie. Miskien moet 'n mens hulle nie te erg veroordeel nie, hulle is immers meer hulpeloos as ons. 'n Klein landjie wat nie eers vir 'n dag weerstand teen die Duitsers kon bied nie – vanwaar sou hy die krag kry om teen 'n wêreldwye aanslag staande te bly? Dis geriefliker om saam met die winde te waai. Dan oortuig jy jouself ten minste van jou eie morele meerderwaardigheid.

**Die Persveldtog**

Soos reeds in deel 2 uiteengesit, is 'n sielkundige oorlog afhanklik van die media. In ons geval is dit veral die pers en die televisie. Die aanslag wat deur die VN geloods is sou oneffektief gewees het sonder die gebruik van die media. Reeds met die bewindsoorname van die Nasionale Party onder Dr Malan in 1948 is daar 'n skrikwekkende perskampanje teen die Afrikaners geloods. 'n Kampanje wat vergelykbaar is met die een wat teen 1899 teen President Kruger van stapel gestuur is. Die mees gruwelike vorme van Boerehaat is toe die wêreld ingestuur. Die Afrikaner is afgetakel tot in die grond toe.

Geen onwaarheid of halwe waarheid was te groot om te versprei nie. Hierdie persveldtog wat vanuit Suid-Afrika self versprei is, het twee doelstellinge voor oë gehad. Eerstens, om interne gevoelens teen die Afrikaner aan te hits, byvoorbeeld om die Swart bevolking teen die Afrikaner op te sweep. Tweedens, om die Afrikaner in die buitewêreld te beswadder. Hierdie taak was nie te moeilik nie, omdat die pers kon voortbou op 'n pragtige tradisie wat terugdateer het tot die tyd na die Tweede Britse besetting. Die gevolge van hierdie veldtog is in die vorige eeu deur die Britse geskiedskrywer J.A. Froude beskryf: "Die Boere is in Engeland beskou as slawe-eienaars, as barbare en tiranne, as ongeletterde woestelinge, as die eintlike oorsaak van alles wat verkeerd geloop het. Die Boere is so sistematies veronreg en beswadder dat die Engelse hulle nouliks as menslik beskou het." (*Hertzog*, 1985, p. 68).



In 1960 het die Regering 'n Kommissie van Ondersoek na die Pers aangestel. Die bevindinge van hierdie kommissie was skrikwekkend. Daar is bevind dat die berigte van buitelandse koerante en nuusdienste gedeeltelik afkomstig was van eie verslaggewers en gedeeltelik van "stringers" by Suid-Afrikaanse koerante. Die persone wat vir hierdie beswaddering en verdraaiings verantwoordelik was, was volgens die verslag "verantwoordelike en senior manne" van die Cape Times, Star en Rand Daily Mail. Daar is ook bevind dat blatante verdraaiings en vervalsings in die berigte van Agence France Presse..." op uitdruklike bevel van die bestuurder van die Suid-Afrikaanse Buro gedoen is". (*Hertzog*, 1985).

Hierdie kommissie van 1960 het dus duidelik aangetoon dat daar sprake was van 'n doelbewuste en koelbloedige persveldtog teen die land, en nogal deur koerante wat hulle beskou as kampvegters vir "reg en geregtigheid". Die verslag was baie uitdruklik: "die berigte skep 'n verdraaide en onware prentjie en skep die indruk dat hulle geskryf is met die doel om propaganda teen Suid-Afrika in die algemeen, en die Blankes, veral die Afrikaner, in die besonder, te versprei. Die kommissie was verder van oordeel dat die verdraaiings en onwaarhede doelbewus verkondig is. (*Ibid.*, p. 70). Die vraag wat nou gestel moet word, is: Wat is gedoen na aanleiding van die kommissie se bevindinge? Sekerlik het die regering ingegryp en die saak in die reine gestel. Ongetwyfeld is hierdie blaaie wat ons so blatant beswadder het, tot orde geroep, en is die buitelandse agentskappe wat so doelbewus gelieg en bedrieg het, uit die land gesit, of aan beperkinge onderhewig gemaak. Ongelukkig was dit nie die geval nie. Daar is doodeenvoudig niks gedoen nie. Die verslag is netjies geliasseer in een of ander lêer, en daar lê dit nog steeds en stof gaar, terwyl hierdie mense vir 'n verdere 25 jaar onbeperk kon voortgaan om ons internasionaal te beswadder. Hierdie versuim van die regering kan as niks anders as nalatigheid beskou word nie.

Die vraag moet nou verder gevra word wat die doel is met hierdie veldtog. Dit was van die begin af daarop gemik om die wêreldmening teen ons te draai. Die Afrikaner is voorgestel as "verstandelik en geestelik ongebalanseerd, as anti-Christelik". Daar is hoogs sensasionele berigte die wêreld ingestuur oor die Swartes se lyding onder die onderdrukkende SA regering en sy "geweerdraende, knuppelswaaiende Wit polisie... die polisie het swepe, knuppels en stokke gedra en... hulle het Swartes afgeransel tot hulle weer begin werk het." (*Ibid).* Daar is verder bevind dat die berigte van die Amerikaanse Associated Press die ergste van die ergstes was. Terwyl die regering dus naïwiteite gepruttel het soos "vryheid van pers" en "vriende in

die buiteland" is 'n propaganda-oorlog uit ons eie land teen ons gevoed. En dit sonder dat die regering 'n vinger verroer het. As ons aanvaar dat die gemiddelde man sy kennis oor wêreldgebeure in die pers kry, is dit dan verbasend dat die hele wêreld vandag teen ons opgesweep is? As ons in ag neem dat dit 'n wêreld is wat vir byna dertig jaar reeds gevoed word op leuens en propaganda.

In die buitewêreld is hierdie veldtog verder gevoer. So georganiseerd is die aanslag dat enige klein insidentjie binne 'n oogwenk tot 'n wêreldwye tornado opgeblaas kan word. Die voorbeelde hiervan is te veel om op te noem. Dink maar aan die wêreldreaksie op "Sharpeville" waar sewentig Swartes in onluste dood is. Dit terwyl die hele Watutsivolk in Ruanda uitgeroei is sonder dat soveel as 'n woord protes daaroor geskryf is. Dink aan die Biko-insident wat binne enkele dae 'n wêreldwye storm geword het. Voor sy dood was Biko 'n onbelangrike Swart mediese student en aktivis. Na sy dood het hy skielik van internasionale belang geword. Dink aan die gevalle van teregstellings van terroriste waar daar skielik 'n "spontane" wêreldwye veldtog vir hul loslating op tou gesit is, selfs deur regeringshoofde. Dit nieteenstaande die feit dat hulle in onafhanklike geregshowe aan kriminele oortredings skuldig bevind is. En dit terwyl duisende onverhoorde gevangenes jaar in en jaar uit in tronke dwarsdeur Afrika sit en vergaan.

Die Soweto-opstande verteenwoordig natuurlik 'n hoogtepunt in hierdie aanslag. Nog nooit voorheen het die pers so soos aasvoëls op ons toegesak nie. Die gruwelikste vorms van blatante propaganda het oënskynlik ongehinderd die land verlaat. Die pers was egter nie meer net beperk tot 'n beskrywende rol nie, hulle het die opstande gevoed. Die opstande was een reuse publisiteitslenter, en Swart kinders moes met hul lewens daarvoor betaal. Dit was een van die grootste suksesse in die sielkundige aanslag teen Suid-Afrika. Vir maande het die onluste voortgeduur en is die wêreld se TV skerms versier met beelde van duisende "honger" Swartes wat "regverdiglik betoog" en koelbloedig deur die polisie afgemaai word. Omdat die terroriste agter kinders geskuil het, was die emosionele impak wêreldwyd soveel groter. Hierdie kinders is nie om dowe neute voorgestoot nie. Die mense wat 'n aanslag teen ons loods en beplan weet presies wat hulle doen.

Teen die einde van 1984 is gepoog om dieselfde suksesse te behaal. "Spontane" onluste het landswyd uitgebreek. Die vlooi-oorlog was in volle swang, die land sou onregeerbaar gemaak word. Die voorval in Port



Elizabeth waartydens die polisie op 'n skare betogers gevuur het, het egter 'n nuwe dimensie aan die persveldtog verleen. Die polisie het hulle werk gedoen deur menselewens en eiendom te beveilig teen 'n opmarsende en aggressiewe skare.

Die persaanslag was so omvangryk dat die regering dadelik ingestem het om 'n "Kommissie van Ondersoek" in te stel. Die gevolg daarvan was dat dit nou die polisie was wat in die beskuldigdebank gestaan het, nie die Swart terroriste wat eiendom verbrand en mense daagliks op die mees grusame wyse vermoor het nie.

Dit was nou die polisie se plig om hulself onskuldig te bewys. Daar word beslis nie ontken dat daar in enige mag voorvalle van magsmisbruik plaasvind, en dat dit gehanteer moet word nie. Daarvoor is daar egter kanale. In Suid-Afrika is die polisie egter in die openbaar verhoor, en vooraf reeds skuldig bevind deur die pers. Nou begin die persveldtog dus reeds sodanige omvang aanneem dat dit inmeng met die ordelike regering van die land. Kan 'n mens die polisie verkwalik indien hulle sou verkies om hul lyf skraal te hou? Waarom sal 'n man sy lewe waag en in die proses dalk ook nog aangekla word? Vroeg in 1986 is twee polisiemanne brutaal vermoor, maar dieselfde pers was nie eintlik ontsteld daaroor nie. Inteendeel, die nuus het beslis nie veel wyer gegaan as die grense van Suid-Afrika nie.

Naas die VN was die pers dus die belangrikste medium vir die propaganda-aanslag teen Suid-Afrika. Ook in hierdie opsig het ons in alle opsigte geswig. Ons is vernietigend verslaan sonder dat die regering in al die jare 'n enkele sinvolle poging aangewend het om dit die hoof te bied. In die sewentigerjare was daar wel die pogings van die vervloeë Departement van Inligting. Dis nie hier gepas om veel uitspraak te lewer oor die pogings van die Departement nie, behalwe dat dit wel in 'n mate suksesvol was. Die belangrikste vraag wat gevra kan word, is die vraag wie daarin geslaag het om hierdie departement met al sy werksaamhede te ontmasker en al sy werk ongedaan te maak. Dit was natuurlik die pers, dieselfde pers wat al vir meer as dertig jaar 'n roekelose en koelbloedige propagandaveldtog, van ongehoorde omvang, teen ons loods. Dit is hulle wat Suid-Afrika se enigste poging tot sinvolle weerstand effektief vernietig het. So sterk was hul aanslag dat die regering saamgewerk het in die ontmaskering. Enige bewerings van wanbesteding, soos in enige ander staatsdepartement is uiteraard onverskoonbaar. Dit is egter interessant dat wanbesteding in ander departemente, en daar gebeur dit sekerlik ook, nie dieselfde belangstelling kry as dié in die Departement van Inligting nie. Juis hierdie feit beantwoord die

vraag na hul effektiwiteit. Die internasionale pers sou beslis nie so 'n geweldige poging van stapel gestuur het om dit te vernietig as dit nie effektief was nie.

Vandag woed die internasionale mediastryd teen ons nog voort. Dit het inderdaad in omvang toegeneem. Die grusaamste propagandarolprente word in Suid-Afrika gemaak en oorsee vertoon. Telkens hoor 'n mens klagtes van regeringsleiers dat filmspanne hul "gasvryheid" misbruik het. Hulle sou 'n "objektiewe" film kom maak, toe eindig hulle met 'n blatante stuk propaganda. Oënskynlik ken die regering se naïwiteit geen perke nie. Daar is geen kwessie daaromtrent dat ons die internasionale sielkundige aanslag oor die afgelope dertig jaar met vlieënde vaandels verloor het nie. Soos reeds gesê, is slegs 'n klein gedeelte daarvan te danke aan ons vyande se suksesse. Die grootste deel is te wyte aan die onvermoë van die Suid-Afrikaanse regering.

Die media het daarin geslaag om die wêreld inderdaad baie klein vir ons te maak. Daar is geen ander land en volk ter wêreld wat aan so 'n intens-negatiewe blootstelling onderwerp word nie. Elke moontlike insident word uitgebuit om die wêreld nog verder teen ons die harnas in te jaag. Ons het inderdaad die muishond van die wêreld geword. Die sielkundige aanslag het in die meeste van sy doelstellings geslaag. Daar is slegs nog enkele uitstaande doelstellings, en die belangrikste daarvan is natuurlik om verpligte internasionale ekonomiese sanksies teen Suid-Afrika ingestel te kry. Dan, reken hulle, sal ons doppie geklink wees. Indien dit ook nie die gewensde resultate oplewer nie, sal daar ongetwyfeld oproepe weerklink dat die VN met wapengeweld moet ingryp.

Die belangrikste sukses van die aanslag is dus dat ons voëlvry verklaar is. Dit staan enigeen vry om enigiets, hoe afgryslik, leuenagtig of misleidend dit ookal mag wees oor ons te sê. Terselfdertyd is ons vyande verhewe bo enige kritiek. Hulle kan enigiets doen sonder dat dit ooit in 'n negatiewe lig gestel sal word. Watter strategie kan doeltreffender wees as wanneer jy dit regkry om nie aanspreeklik gehou te word vir jou dade nie. Ons vyande weet dat hulle kan wegkom met moord... en hulle doen dit ook. Die doel heilig die middele, daarvan is hulle oortuig.

**Die Amerikaners neem oor**

Vir baie jare is die stryd teen Suid-Afrika dus gedra deur die media en die VN. In laasgenoemde organisasie was dit dan ook die ontwakende Derde



Wêreld en die Oosblok wat saamgespan het om aan die stryd 'n volgehoue momentum te verleen. Met die verloop van tyd het daar egter 'n sterk klemverskuiwing plaasgevind. Vanweë die rol wat hy homself toegeken het in die gedwonge dekolonisasie, is dit sekerlik nie verbasend dat die VSA homself toenemend op 'n konfrontasiepad met Suid-Afrika begewe het nie. Die twee se nasionale belang het toenemend verwyderd en uiteenlopend geraak.

Die Amerikaners het in vele opsigte 'n wind gesaai en 'n tornado gemaai. Nieteenstaande hul bydrae tot die ontvoogding van Afrika het die Russe en Sjinese vroeg reeds op 'n subtiele wyse 'n anti-Amerikaanse gevoel op die vasteland laat posvat. Reeds in 1964 het President Nkrumah in sy werk: "Neo-Colonialism: the last stage of imperialism" na die VSA verwys as die vesting van neo-kolonialisme. In hierdie stygende anti-Amerikaanse gety het die VSA geen ander keuse gehad as om toenemend 'n flikvlooi-beleid jeens Afrika te volg om te verhoed dat hulle heeltemal oorval na die kommunistiese kamp nie.

Die VSA wou graag poseer as die groot vriend en beskermheer van die Swart state en volke van Afrika. Hulle was op soek na 'n weerligafleier en het dit in Suid-Afrika gevind. Vroeg in die sestigerjare reeds is die Amerikaanse vlooteenhede byvoorbeeld verbied om by Suid-Afrikaanse hawens aan te doen. Hulle gesant vir Afrika, Soapy Williams, het 'n eierdans begin uitvoer met krete soos "Africa for the Africans". Dwarsdeur die sestigerjare het die Amerikaners egter nog in 'n mate 'n passiewe houding jeens Suid-Afrika ingeslaan. Hulle kon ook nie juis anders nie, want hulle was druk besig om hulle oorlog in Viëtnam te verloor. Verder het Amerika self ook toenemend soos 'n slagveld begin lyk, eerstens a.g.v. die burgerregtebeweging en tweedens a.g.v. die grootskaalse agitasie en die onluste wat daarmee verband gehou het teen die Viëtnamese oorlog.

Met die aanbreek van die sewentigerjare het daar egter rus en kalmte in Amerika gekom en kon die Amerikaners weer hulle aandag op ander dinge toespits. Die Amerikaanse prestige het so 'n knou gekry deur die Viëtnamgebeure, en verder deur die bekende "Watergate"-skandaal wat geëindig het met die afdanking van President Nixon, dat hulle dringend op soek was na 'n internasionale sukses om hulle nasionale ego te salf. In hierdie soeke sou hulle hul veral toespits op twee gebiede: die eerste was die Midde-Ooste, dit het dan ook later uitgeloop op die vredesonderhandelinge tussen Israel en Egipte. Die tweede gebied was Suider-Afrika. Reeds in Januarie 1970 het Dr Henry Kissinger, die Amerikaanse President se spesiale assis-

tent insake Buitelandse Sake, sy beleidsrigting aangaande Suidelike Afrika vrygestel wat vir die daaropvolgende vyf jaar as rigsnoer t.o.v. die subkontinent sou geld. Dit het onder andere die volgende ingesluit:

a. steun aan die stryd om menseregte;
b. voortgesette sanksies en geen erkenning van Rhodesië;
c. beskerming van die regte van Namibië se inwoners;
d. afkeuring van apartheid, voortgesette wapenboikot, maar behoud van diplomatieke bande met Suid-Afrika;
e. erkenning van selfbeskikkingsreg van Angola en Mosambiek, geen wapenverkope aan Portugal vir stryd teen bevrydingsbewegings nie;
f. verwerping van alle vorme van kolonialisme en rassisme;
g. vreedsame oplossing van Suider-Afrikaanse vraagstukke. (*Van Rensburg*, 1979, p. 460).

Die VSA het homself dus sonder omhaal in die openbaar geskaar aan die kant van ons vyande. Voorts was en is daar groot ophef gemaak van die feit dat Washington steeds 'n wapenboikot teen Suid-Afrika handhaaf, dat Amerikaanse diplomatieke personeel betekenisvolle brûe bou tussen die rasse by wyse van veelrassige byeenkomste, dat nie-Blanke Suid-Afrikaners toenemend genooi word om die VSA te besoek, dat Amerikaanse Negers in diplomatieke poste in Suid-Afrika aangestel word, dat nuwe Amerikaanse beleggings in Suid-Afrika ontmoedig word... Daar kan dus geen onsekerheid bestaan oor die plek wat die VSA beklee in die sielkundige oorlog teen Suid-Afrika nie.

Daar was nou nie meer sprake van die half passiewe vyandigheid nie, die Amerikaners het amptelik en openlik tot die aanval oorgegaan. Eerstens het hulle 'n toonaangewende rol gespeel in die ineenstorting van die Portugese Ryk. Daarna het die VSA toenemende druk op Suid-Afrika uitgeoefen om die naelstring met Rhodesië deur te sny en hulle aan 'n Swart regering uit te lewer. Ook hierin het hulle geslaag. Die ervaring met die Marxistiese bewinde wat in die twee Portugese kolonies aan bewind gekom het, het die Amerikaners baie ontnugter. Hulle het geglo dat die rede daarvoor gesoek moes word in die feit dat hierdie bewegings aanvanklik hulp van die Oosblok moes vra en sodoende ideologies onder hulle invloed gekom het. Die strategie van die toekoms sou dus wees om die Russe voor te spring en Swart verset in Suid-Afrika – onder Amerikaanse leiding – tot stand te bring. Vroeg in die sewentigerjare het die Amerikaner, Richard Clark, dit soos volg gestel: "as verantwoordelike Swart meerderheidsleiers in Suid-Afrika nie op ons ondersteuning kan vertrou nie, kan ons hulle nouliks



verkwalik dat hulle na ons teenstanders draai." (*Scholtz*, 1977, p. 153).

'n Groot aantal CIA-agente het Suid-Afrika geïnfiltreer om die land van binne af te rysmier. Hierdie organisasie het 'n begroting van duisende miljoene dollars. In 1975 is die CIA se organisasie gedeeltelik oopgevlek en het ons 'n klein kykie gekry in sy agente se optredes. Dit het o.a. ingesluit, die vermoor van buitelandse regeringsleiers soos Lumumba in die Kongo en ook andere. Daar hang ook nog 'n vraagteken oor die moord op Dr. Verwoerd. Voor 'n gekose komitee van die Amerikaanse Kongres het hulle erken dat hulle gereeld nuusberigte van die Reuter Nuusagentskap vervals en verdraai. Dit het ook uitgekom dat hulle rewolusies en opstande in ander lande stook, soos byvoorbeeld in Chile, Peru, Laos, Nicaragua en Guatamala. (*Hertzog*, p. 1985, p. 13). In 1960 het hulle ook die beroemde "Bay of Pigs"-aanval op Kuba geloods, en vele pogings aangewend om Fidel Castro te vermoor. Al hierdie magte word nou teen Suid-Afrika geloods.

In 1977 het Aida Parker 'n reeks artikels in The Citizen geskryf, onder die titel: "The Secret US war against South Africa". Daarin het sy aangetoon hoe omvangryk hierdie aanslag inderdaad is. Die doel van die oorlog is om die Afrikaner so gou as moontlik omver te werp en in Suid-Afrika 'n Swart regering tot stand te bring. Die enigste voorvereiste is dat hierdie Swartes goedgesind moet wees teenoor die VSA. Die volgende het duidelik geword uit haar ondersoek:

1. Suid-Afrika is nommer een op die Liberalistiese Amerikaners se moord-lys. Op daardie stadium was dit selfs hoër as lande soos Rhodesië en Chili;
2. Daar was 'n blatante en doelbewuste poging om deur aanhoudende inmenging in ons interne aangeleenthede die verhoudings tussen die twee lande te versuur;
3. Daar is 'n massiewe vloei van geheime Amerikaanse geld na Suid-Afrika deur die VSA se ambassade in Botswana om terroristegroepe en rewolusionêre Swartes te ondersteun;
4. Die VSA se Inligtingsdiens se bemoeiing met Swart studente en arbeids- en politieke aangeleenthede gaan veel verder as dit waarvoor dit oorspronklik ingestel is;
5. Dat die USIS 'n leeskamer in Soweto het waar rewolusionêre literatuur onder die Swartes versprei word. Dat hulle die Swartes indoktrineer in die metodes en doelwitte van die Neger-Burgerregtebeweging in die VSA;
6. Dat nieteenstaande hul praatjies van "Menseregte" die Amerikaners

besig is om die terroriste finansieël te ondersteun om die Blankes omver te werp;

7. Dat hulle blatant besig is om die RSA se ekonomie op elke denkbare wyse te ondermyn, deur onder andere disinvestering;
8. Dat hulle doelbewus die "Swart bewussyn"-ideologie in Suid-Afrika geplant het, en die geld voorsien om dit te bou. Dat hulle nieteenstaande hulle retoriek van "veelrassigheid" doelbewus gebruik maak van Swart rassisme om die Blankes uit te delg.

Uit hierdie en ander stellings word dit duidelik dat die VSA veel verder gaan as om bloot internasionaal teen ons uitsprake te lewer. Hulle voer 'n baie besliste militêre en sielkundige oorlog teen die Blankes. Daar kan sonder die minste vrees vir teenspraak gestel word dat die VSA direk bygedra het tot die Soweto-Onluste wat in 1976 uitgebreek het en waarin honderde mense die lewe gelaat het, en miljoene rande se skade veroorsaak is. Hierdie onluste het ook dan die sielkundige aanslag teen die Afrikaner onnoembaar verhoog. Die Amerikaners kan daarvoor verantwoordelik gehou word dat hulle hul ideologie oor die lyke van Swart skoliere bou.

In 1978 het die NAVO bevelvoerder Generaal Sir Walter Walker dit in sy boek soos volg gestel: "Omdat Pretoria die VSA vertrou, is daar nog nooit enige poging aangewend om die VSA se openlike of geheime optredes in Suid-Afrika te monitor nie. Die grootste tragedie wat Suid-Afrika vandag in die gesig staar is dat Swart Mag doelbewus ingevoer is uit die VSA en dat dit verantwoordelik is vir Suid-Afrika se ergste onluste. Dis 'n tydbom wat sy tyd stadig aftik. (*Walter*, 1978, p. 143).

Daar is nou 'n belangrike vraag wat gevra moet word: Wat het die NP-regering aan hierdie toedrag van sake gedoen? Die antwoord is: hulle het niks gedoen nie. As 'n mens kan aanvaar dat hulle oningelig was en nie geweet het van hierdie aanslag nie, dan is dit goed en wel. Selfs nadat al die ondersoeke egter vir hulle gedoen is en die feite aan hulle voorgelê is, wat het hulle toe gedoen? Net mooi niks nie! Hulle het nie eers 'n vinger verroer nie. Daar was wel 'n aantal kragdadige uitsprake om die stemvolk te paai, maar hoegenaamd niks is gedoen om hierdie oorlog teen ons hok te slaan nie. Die NP het dus daarin geslaag om die stemvee in hulle kraal te jaag deur voortdurend te hamer op die "Kommunistiese aanslag", terwyl hulle ons koelbloedig uitlewer aan 'n doelbewuste en berekende aanslag deur 'n vreemde moondheid in ons eie land. As hulle vorige versuim t.o.v. die internasionale persveldtog onverskoonbaar was, dan kan hierdie versuim slegs as krimineel beskou word.



Hulle het nie net niks gedoen nie, hulle het die Amerikaners doelbewus aangehelp in hul stryd teen die Afrikaner. Hulle het ons grense oopgestel vir 'n horde Amerikaanse agitators wat die land binnegestroom het. Duisende van hulle is onbekend maar die bekendes het onder andere ingesluit: Senator Charles Diggs, Andrew Young, Senator Dick Clark en in 1980 Mnr Richard Moose (Assistent Sekretaris vir Afrika-Aangeleenthede).

Onder aanvoering van President Carter het die sielkundige aanslag teen Suid-Afrika 'n histeriese hoogtepunt bereik. Hoe sinies en gewetenloos hierdie veldtog gevoer is, kan gesien word aan sy inkonsekwente optrede in Afrika. Alhoewel hy Suid-Afrika voortdurend gekasty het oor sogenaamde "menseregte", het hy byvoorbeeld, sonder om te blik of te bloos, 'n kniebuiging in Lagos, Nigerië, gaan maak. Tydens daardie besoek het die woord "menseregte" nooit oor sy lippe gekom nie. Die rede daarvoor kan natuurlik gevind word in die feit dat Nigerië een van die grootste verskaffers van olie aan die VSA is.

Na die verkiesingsneerlaag van die grondboontjieboer het President Reagan beheer oorgeneem, en Suid-Afrika het 'n sug van verligting geslaak. Hierdie verligting was egter enigsins naïef, omdat President Reagan al by talle geleenthede verklaar het dat sy beleid en ideale t.o.v. Suid-Afrika presies dieselfde as sy voorganger s'n is. Die nuwe President was egter nie 'n boer nie, maar 'n akteur, en sy aanslag het van sy voorganger verskil. Terwyl hy in die openbaar eufemisties gepraat het van "konstruktiewe betrokkenheid", het hy daarmee presies dieselfde as Carter bedoel, naamlik 'n Swart oorheersde Suid-Afrika. Na sy oorname het die Amerikaners amptelik egter 'n laer profiel begin handhaaf; nie-amptelik het die stryd egter voortgegaan. Die klem het nou geval op ekonomiese vernietiging. Hierdie aanslag het vele fasette, vanaf die "oorlog teen goud", wat behels dat die VSA enigiets in sy vermoë gedoen het om die goudprys so laag as moontlik te hou, al is dit deur grootskaalse goudverkope (die VSA het die wêreld se grootste goudreserwes). Buiten die voordeel wat dit hulle gebring het, het hulle ook baie goed geweet dat Suid-Afrika se hele volkshuishouding feitlik bepaal word deur die goudprys.

Nie-amptelik is daar ook begin met die welbekende "disinvesteringsveldtog". Hiervolgens moes alle Amerikaanse maatskappye oorreed word om hul beleggings in Suid-Afrika te onttrek... tensy Suid-Afrika bereid was om te hervorm. Die aanslag het egter ook op sielkundige terrein beweeg, soos byvoorbeeld gesien kon word uit die kleinskaalse betogings by Suid-Afrikaanse ambassades dwarsoor die VSA. Vir maande moes ons, (en

die wêreld), elke aand oor TV sien hoe enkele mense sogenaamd in hegtenis geneem word vanweë hul protes teen "apartheid". Voor hul arrestasie is hulle egter gewoonlik ruim die geleentheid gegee om gal te braak teen Suid-Afrika. Natuurlik het hulle niks betaal vir hierdie langdurige gratis TV-propaganda nie. Vandag duur hierdie soort aanslag steeds voort, en word daar van die een propagandaslenter na die ander gebruik gemaak.

Nieteenstaande die omvang van hierdie Amerikaanse aanslag teen die Afrikanervolk, was dit niks in vergelyking met wat sou kom nie. Dit sou die Amerikaners wees wat in staat was om die Afrikaner te druk tot by die laaste fase van die sielkundige oorlog... naamlik die fase van selfvernietiging... die fase wanneer 'n volk van binne af gerysmier word en sodoende gedwing word tot kapitulasie. Ons onthou nog hoe dit 'n Fransman, naamlik Generaal De Gaulle was wat die Franse in Algerië vernietig het. So was dit 'n Engelse vrou wat die Engelse in Rhodesië finaal vernietig het: Margaret Thatcher. Dit is egter 'n afdeling op sy eie wat breedvoerig behandel sal word. In hierdie stadium is dit nog slegs gepas om te let op die bevindinge en aanbevelinge van die Rockefeller Foundation se studie oor Amerikaanse beleid teenoor Suid-Afrika. Daarin sal die leser elke stukkie geskiedenis van die afgelope vier jaar terugvind. Dis seker nie verbasend dat dit die Amerikaanse President Rooseveld was wat met die volgende spreuk vorendag gekom het nie: "In die politiek gebeur niks per ongeluk nie, as iets gebeur kan jy daarop wed dat dit beplan was."

**Nog is dit het einde niet**

Daar kan dus uit hierdie uiteensetting afgelei word dat die Afrikaner, wat die eksterne aanslag betref, hom vandag nouliks in 'n meer benarde situasie kan bevind. Ons het daarin geslaag om feitlik die ganse mensdom teen ons te verenig. Hieronder ressorteer die Wêreldraad van Kerke en selfs Die Bond van Gereformeerde Kerke, wat Apartheid nie net as ketters verklaar het nie, maar ons isolasie volledig gemaak het met die skorsing van ons kerke uit die internasionale liggaam.

Die skuld hiervoor kan op baie plekke gesoek word, die blaam op baie plekke gelê word. In die laaste plek moet die Afrikanervolk egter self die blaam dra. Byna 'n kwarteeu gelede het Dr. G.D. Scholtz, ons grootste geskiedkundige en profeet, die volgende waarskuwing tot sy volk gerig: "Laat die feit nou maar ronduit gekonstateer word, dat die getalsterkte van die Blankes in die Republiek veels te gering is om ooit 'n uitdaging te kan slinger na die res van die mensdom. Om in onkunde oor die groot veranderings in



die wêreld te bly of om op doelbewuste wyse die oë te wil sluit, is 'n houding wat in die huidige omstandighede waarlik aan misdadigheid grens, want niks sal so seker tot die vernietiging van die Blanke beskawing hier lei nie as juis hierdie houding wat so baie Blankes openbaar. Die standpunt van hierdie mense dat 'n maatskaplike struktuur wat alleen gehandhaaf kon word in 'n wêreld waarin die Blanke baas was, sonder enige verandering moet voortduur, is die opperste dwaasheid. Die mense wat dit eis sien hulself graag as die groot kampvegters vir die behoud van die Blanke beskawing in Suid-Afrika. Hulle besef ongelukkig nie dat hulle saam met die aanhangers van die Liberalisme juis op die vernietiging van die Blanke beskawing afstuur nie." (*Scholtz,* 1964, p. 83).

Die volk het geweier om te hoor, en vandag staan ons op die rand van totale uitwissing.

As u nou dink dat hierdie aanslag, soos tot dusver aangetoon, erg genoeg is vir enige volk om te hanteer, dan moet ek u daarop wys dit is nog het einde niet – hef aan lê nog voor.

HOOFSTUK 13

# Die Stormram

Volgens Dr Scholtz is ons dus vandag self verantwoordelik vir die benarde posisie waarin ons onsself bevind. Soos die ander Blanke gemeenskappe het ons tot dusver met verbluffende hardkoppigheid geweier om die lesse van die geskiedenis te leer.

Die maatskaplike orde waarna Dr. Scholtz verwys, het in 1910 sy finale beslag gekry met die totstandkoming van die Unie van Suid-Afrika. Alhoewel hierdie unie 'n skepping van die Britse Imperiale element was, sy dit in die vorm van die Engelse Pers, of Milner se Kindergarten, of die Britse regering, was daar ook baie Afrikaners wat daaraan meegewerk het. Al wat hulle raakgesien het, was dat sodanige unifikasie weereens die Afrikaanssprekende bevolking wat gedurende die voorafgaande eeu in verskillende state verspreid geraak het, kon verenig in 'n magtige Afrikanerdom. Hierdie Afrikanerdom sou dan volgens hulle mening in staat wees om 'n onaantasbare politieke posisie binne die Unie te beklee. Die Afrikaner, Generaal Jan Smuts, was die sterkste voorstaander daarvan, maar soos uit sy latere politieke lewe sou blyk, het hy heeltemal ander idees daarmee gehad as die gemiddelde Afrikaner.

Die gemiddelde Afrikaner was egter op daardie stadium 'n persoon wat pas 'n oorlog verloor het, en daarmee saam bes moontlik sy hele familie of 'n



gedeelte daarvan, sowel as al sy aardse besittings. Hy was dus 'n persoon wat so besig was om kop bo water te probeer hou dat hy nie veel aandag kon gee aan wat in die politiek aan die gang was nie. Die klem het nou verskuif, vanaf die volk, na die ontluikende politici wat die nuwe stelsel sou oplewer. Talle van hulle was generaals tydens die oorlog, met ander woorde, mense wat die Afrikaners kon vertrou. Hulle het egter nie besef dat 'n kenner van militêre sake nie noodwendig 'n kenner van politieke sake is nie. Generaal Botha was eenvoudig nie opgewasse teen die geslepe Engelse politici nie; hulle het hom doodgewoon gebruik om die Afrikaners aan die slaap te sus. Op sy beurt was Generaal Smuts gou verblind deur die glans van die Britse Ryk en is hy heeltemal ingesluk deur die oorwinnaars.

Hierdie politici sou dus pragtige redes opdroom waarom unifikasie 'n noodsaaklikheid was. Die belangrikste emosionele saak was natuurlik dat "alle Afrikaners binne een staatsverband verenig sou word". Reeds in 1906 het Milner se Kindergarten egter al die volgende stelling gemaak: "die onmiddellike konsolidasie van die verskillende gebiede in Suid-Afrika tot een nasie deur unifikasie sou, alhoewel dit die Boere aanvanklik aan bewind sou plaas, ironies genoeg, tot hul uiteindelike politieke val lei." (*Nimocks*, 1968, p. 75). Terwyl hierdie Afrikanerpolitici dus met korttermyn belange en voordele besig was, was die Kindergarten met langtermyn belange besig.

Daar word nie hier beweer dat Milner se volgelinge geweet het wat die verdere verloop van die twintigste eeu sou wees nie. Inteendeel. Die feit is egter dat hulle hierdie stelling om 'n baie goeie rede gemaak het. Met die totstandkoming van die Unie was dit nie slegs die Afrikanervolk wat "verenig" is nie, dit was ook nie net 'n hoogs idealistiese "samesnoering van Boer en Brit" nie. Die belangrikste was dat 'n staat geskep is waarin die Afrikanervolk 'n nietige minderheidjie van die totale bevolking sou uitmaak, en dat hulle proporsionele grootte toenemend negatief beïnvloed sou word deur die fenomenale Swart bevolkingsgroeikoers. Die Afrikanervolk sou dus nie meer 'n volk wees met 'n eie staat nie, nee, hulle sou slegs 'n "bevolkingsgroep" wees, een van die kleineres daarby. Ten minste veertien verskillende nie-Blanke groepe is nou saam met die Afrikaner – teen hulle sin – verenig binne een staatsverband. Dit het beslis geen profetiese vermoë geverg om die ondergang van die Afrikaner te voorspel nie: 'n kennis van die val van die Griekse en Romeinse beskawings sou heeltemal voldoende gewees het. Daar moet dus nou kortliks gelet word hoe hierdie getalle daar uitsien:

| Jaartal | Blank | Nie-Blank (Kleurling en Indiër ingesluit) | Blanke persentasie |
|---|---|---|---|
| 1904 | 1 117 234 | 4 057 593 | 21,6% |
| 1911 | 1 276 319 | 4 696 438 | 21,4% |
| 1921 | 1 521 343 | 5 406 060 | 22,0% |
| 1936 | 2 003 334 | 7 584 457 | 20,9% |
| 1946 | 2 372 044 | 9 043 881 | 20,8% |
| 1951 | 2 641 689 | 10 029 763 | 20,9% |
| 1960 | 3 088 492 | 12 894 172 | 19,3% |
| 1970 | 3 800 000 | 18 120 000 | |
| 1980 | 4 370 000 | 23 630 000 | 16,0% |
| 1990 | 5 000 000 | 30 850 000 | 13,0% |
| 2000 | 5 600 000 | 40 000 000 | 11,0% |

Reeds met die wegspring in 1910 was die totale Blanke bevolking van die Unie dus minder as 'n kwart van die algehele bevolking. Daarvan kon die Afrikaners nie meer as 15% uitgemaak het nie. Vandag leef ons in 'n land waarin die Afrikaner slegs sowat 9% van die bevolking uitmaak. Met een slim skuif het die Imperialiste die Afrikanervolk dus in 'n situasie geplaas waarin hy noodwendig die onderspit moet delf, ongeag van hoe lank dit neem. Hoe langer die tydsverloop, hoe groter die Swart oorwig. Die Swartmense speel 'n spel met getalle wat die Afrikaner doodeenvoudig nie kan saamspeel nie.

Alhoewel die Afrikanerpolitici Uniewording dus as 'n "hoogtepunt in ons geskiedenis" opgehemel het, is dit interessant om daarop te let hoe hulle sedertdien gepoog het om die probleme wat dit meegebring het, te omseil. Reeds in 1913 was daar die bekende "Grond Wette" wat gepoog het om kleinskaalse skeiding tussen Blank en Swart te bewerkstellig. Dit het natuurlik in 1936 gekulmineer in die bekende wette van Generaal Hertzog. In die sestigerjare het dit nog verder gegaan en gekulmineer in die beleid van afsonderlike ontwikkeling en die totstandkoming van Swart Nasionale state. Al hierdie optredes was pogings om te ontkom aan die gevolge van die 1910-Uniewording.

In die praktiese politiek is daar nog verder gegaan. Daar is of 'n



eenheidstaat waarin die meerderheid die beheer oorneem, of afsonderlike volkstate waarin elke volk homself regeer. Laasgenoemde impliseer dat elke volk dan die meerderheid in sy eie staat is, of nog beter, dit alleen bewoon. Hulle het die Afrikanervolk dus in 1910 in 'n selfvernietigende situasie ingelei en het nou gepoog om kort termyn salfies aan die probleem te smeer. Telkemale is die probleem aan die volgende geslag oorgelaat... totdat ons vandag by die laaste geslag gekom het. Indien ons nie die probleem oplos nie, gaan daar geen volgende geslag wees nie.

Reeds tydens die Nasionale Konvensie was die kwessie van nie-Blanke stemreg een van die mees omstrede aangeleenthede. Daar is 'n kompromis bereik deur die besluit dat elke provinsie sy eie stelsel sou behou. Dit was egter 'n kompromis wat geen duursaamheid gehad het nie. Veral die Afrikaners sou 'n onophoudelike stryd hierteen voer. In die dertigerjare het Generaal Hertzog daarin geslaag om die Swartes van die gemeenskaplike kieserslys af te haal. In die vyftigerjare sou daar 'n geweldige grondwetlike krisis ontstaan oor die pogings van die N.P. om die Kleurlinge van die gemeenskaplike kieserslys af te haal. Dit is uiteindelik opgelos deur 'n politieke slenter, naamlik 'n vergrote senaat, iets wat aan die N.P. die vereiste twee-derde meerderheid verleen het. Soos wat die geval was met die ander Blanke gemeenskappe in Afrika het ook die Afrikaner dus toenemend sy politieke voortbestaan verskans deur politieke manipulasie. Met ander woorde, wetlike slenters is gebruik om die Swartes weg te hou van enige noemenswaardige politieke mag. Ten opsigte hiervan, en ook ten opsigte van sosiale skeiding, het die Afrikaner verder gegaan as enige ander Blanke groep in Afrika. Na sewentig jaar van manipulasie moet ons egter vandag uitvind dat ons posisie nog steeds net so benard is soos dié van enige van die ander Blanke groepe voor hul ondergang. Politieke manipulasie het weereens sy onvermoë bewys om 'n gemeenskap se voortbestaan te verseker.

### Die Begin van die Swart Verset

Baie Afrikaners het dan ook vir baie dekades hierdie groeiende miljoene Swartmense gesien as 'n apatiese voorwerp waaroor besluite maar in willekeur geneem kon word. Enige verset wat van hulle kant gekom het is dadelik toegeskryf aan "kommunistiese inmenging en opstokery". Daar is talle Afrikaners wat vandag nog glo dat die Swartman op sigself nie die vermoë het om met 'n eie stem te praat nie.

Hierdie beskouing word egter deur die geskiedenis van alle waarheid

ontbloot. Alhoewel daar reeds in die vorige eeu sporadiese verset teen Blanke oorheersing was, het die Swart politieke verset wasdom bereik saam met die totstandkoming van die Unie. Hoofminister Gatsha Buthelezi beskryf die ontwikkeling soos volg: "In 1910 het die Blankes van die vier provinsies die Unie van Suid-Afrika tot stand gebring. Hulle het dit gedoen sonder om die Swartes op enige wyse te raadpleeg. Hier sien ons toe voormalige vyande, Boer en Brit, wat verenig het, onder andere met die doel om 'n eenvormige nie-Blanke beleid te hê. Hulle het dus op grond van hul kleur verenig om beter beheer oor die Swartes te kan hê. Die Swartes, van die onderskeie etniese groepe, het daardeur die les geleer om hul verskille te vergeet en 'n eenheid gesoek, soortgelyk aan die wat die voormalige Blanke vyande gevind het, op grond van hul kleur." (*N.J. Rhoodie,* 1972, p. 200).

Gelyktydig met die Nasionale Konvensie, waarheen die Swartes nie genooi is nie, het die Swartes dan in Maart 1909 die Naturellekonvensie te Bloemfontein gehou. Op hierdie konvensie is daar talle besluite geneem, onder andere dat die voorgestelde grondwet verwerp word. Daar is ook besluit om 'n afvaardiging na Brittanje te stuur om die Britse parlementêre aanvaarding van hierdie grondwet in die wiele te probeer ry. Alhoewel hierdie afvaardiging gesprekke met 'n wye verskeidenheid van mense, soos koerantmanne, parlementslede, en lede van die "Aborigines Protection Society", gevoer het, kon hulle nie in hul doel slaag nie. Die sending was egter nie 'n algehele mislukking nie; eerstens het dit die Swartmense se verset teen die kleurslagboom wêreldkundig en tweedens het dit 'n toenemende eenheid onder die Swartes bewerkstellig. Reeds lank voor die uitbreek van die Kommunistiese Rewolusie in die USSR het die Swart meerderheid dus die eerste skote gevuur in hulle stryd teen Blanke oorheersing. Die werkswyse wat hulle gevolg het, was om ondersteuning in die buiteland te verkry; dit is 'n taktiek wat hulle tot vandag toe baie effektief teen ons aanwend.

Na die totstandkoming van die Unie in 1910, nieteenstaande die Swart verset, het dit duidelik geword dat 'n langdurige stryd tussen die twee groepe onafwendbaar is. In 1911 is daar besluit om 'n oorkoepelende Swart liggaam te stig om die stryd te voer. Vroeg in 1912 is 'n vergadering in Bloemfontein belê waar die permanente organisasie gestig sou word. Op 8 Januarie het sowat 60 afgevaardigdes dan ook byeengekom en twee dae later is daar oorgegaan tot die stigting van die "South African Native National Congress (SANNC). Die eerste president van hierdie organisasie was John L. Dube. Die doelstellings was om die Swartmense in Suid-Afrika polities te verenig; om die algemene publiek in te lig oor die



aspirasies van die Swartman om namens alle Swartes gelyke regte en geregtigheid te bepleit... en om die Swartes selfs tot in die Parlement te verteenwoordig. (*Grobler,* 1985, p. 9).

Reeds die volgende jaar was die SANNC betrokke in 'n grootskaalse verset teen die 1913 "Naturellen Grond Wet" wat daarop gemik was om gebiedskeiding tussen Blank en Swart binne die Unie te bewerkstellig. Die SANNC het heftig beswaar aangeteken en hulle telkens beroep op die Minister van Naturellesake en die Britse Hoë Kommissaris. Van hierdie beroepe het egter niks gekom nie. Vir die tweede keer het hulle besluit om 'n afvaardiging na Brittanje te stuur ten einde die Britse koning persoonlik te gaan inlig omtrent die eise van die Swartes. Alhoewel ook hierdie afvaardiging niks kon uitrig nie, het dit daarin geslaag om veral in perskringe 'n warm simpatie vir die Suid-Afrikaanse Swartes aan te wakker (iets wat die Blankes in die volgende sewentig jaar nog duur te staan sou kom). Dit was ook tydens hierdie reis dat een van die afgevaardigdes, ene Solomon T. Plaatje, 'n boek geskryf het met die titel "Native Life in South Africa". In daardie boek, wat nog steeds wyd gelees word, is daar roerende passasies waarin jammerte selfs vir die huidige Swartmense gewek word oor 'n beweerde onreg wat in 1913 teen hulle gepleeg is. (*Ibid.,* p. 10).

Toe die oorlog teen 1914 uitbreek, was die afvaardiging nog steeds in Brittanje, maar hulle het die sending dadelik onderbreek, en 'n onwrikbare lojaliteit aan die Britse koning belowe in sy uur van beproewing. Duisende Swartes het as vrywilligers by die Suid-Afrikaanse magte teen Duitsland aangesluit. In antwoord op die Swart agitasie het die regering die Beaumond-Kommissie van Ondersoek benoem wat moes ingaan op die hele kwessie van gebiedskeiding. Toe die aangeleentheid egter teen 1919 nog nie tot die Swartes se bevrediging opgelos is nie, is daar besluit om vir die derde keer 'n afvaardiging oorsee te stuur, hierdie keer na die Vrede van Versailles. Ingevolge President Wilson se veertienpuntplan wat selfbeskikking aan klein volkies belowe het, het die SANNC daardie reg vir die Suid-Afrikaanse Swartes opgeëis. Dit is interessant dat daar by hierdie konferensie twee afvaardigings uit Suid-Afrika was: die eerste was die Vryheidsdeputasie van die Afrikaners onder leiding van Generaal Hertzog, en die tweede die een van die Swartes. 'n Mens wonder onwillekeurig of die twee groepe mekaar nie daar in die vreemde raakgeloop het nie. Hierdie afvaardiging van die SANNC was net so onsuksesvol soos sy Afrikanereweknie.

Die grondkwessie was egter nie die enigste stimilus vir die Swart verset-

beweging nie. Ook die instelling van passe vir Swartes sou vroeg reeds tot groot gegriefdheid aanleiding gee. Reeds in 1912 het daar 'n versetaksie teen die dra van passe ontstaan. 'n Volgende stimulant was sosio-ekonomiese omstandighede wat uiting gevind het in stakings. In April 1919 het daar 'n staking van Swart munisipale werkers in Johannesburg plaasgevind, wat uitgeloop het op 'n botsing met die polisie. 'n Tweede en veel groter staking was die mynwerkersstaking van Februarie 1920 waaraan 'n beraamde 42 000 Swartes deelgeneem het. Ook hierdie staking het op 'n botsing met die polisie uitgeloop en 'n aantal stakers is doodgeskiet. In Kaapstad het Clements Kadalie die dokwerkers in 'n vakbond georganiseer wat bekend sou staan as die "Industrial and Commercial Workers' Union" (ICU). Hy het teen die einde van 1919 'n drie weke lange staking georganiseer wat as 'n sukses beskryf kon word. Daardeur het hy groot aanhang verwerf en gedurende die twintigerjare sou 'n groot deel van die Swart verset uit hierdie oord kom.

Die SANNC het in die twintiger- en dertigerjare 'n sukkelbestaan gevoer. Hulle het telkens beswaar aangeteken teen regeringswetgewing, maar sonder enige sukses. Tydens die jaarkongres in 1923 is 'n resolusie aanvaar waarin verklaar is dat die Unieparlement beplan om die Swartes permanent te verslaaf en dat die Goewerneur-Generaal versoek moes word om nie die Naturelle (Stadsgebiede) Wet van 1923 te onderteken nie. By dieselfde kongres is besluit dat die SANNC voortaan as die "African National Congress" (ANC) bekend sou staan. (*Ibid.*, p. 15). In 1925 het die ANC die lied 'Nkosi Sikeleli 'i Afrika" (God seën Afrika) as volkslied aanvaar, sowel as 'n vlag van swart, groen en goud (swart = die mense; groen = die land, goud = die rykdom van die land.) (*Van Rensburg*, 1979, p. 185).

**Die Teenstellinge word sterker**

Gedurende die twintiger jare het die ANC egter nie oor 'n sterk leier beskik nie, en gedurende daardie jare het die ICU ook begin om te verbrokkel. In kontras hiermee het dit goed gegaan met die Blanke politieke bestel; onder leiding van Generaal Hertzog het daar stabiliteit gekom. Hy het 'n bepaalde beleid van segregasie nagevolg. Hierdie beleid van hom is egter gerem deur sekere verskanste klousules in die grondwet, bv. die kwessie van Swart stemreg. Hy het hierdie probleem egter omseil en in sy planne wat in 1926 gepubliseer is, is vier inter-afhanklike wette voorgestel. Dit het onder andere behels: Swart kiesers in die Kaap moet van die gemeenskaplike kieserslys verwyder word om saam met die ander provinsies se Swart kiesers deur Blankes in die parlement verteenwoordig te word; die



"Naturellen Grond Wet" van 1913 moet gewysig word om meer grond vir eksklusiewe Swart besig opsy te sit; 'n verteenwoordigende Raad vir Swartes moet ingestel word. (*Grobler*, 1985, p. 17). Dit het baie jare van stryd geverg, maar in 1936 is hierdie wette uiteindelik in 'n gewysigde vorm aanvaar.

Hierdie wette het die teenstellinge tussen Swart en Wit aspirasies baie duideliker uitgewys. Die Swart politieke verset teen die Hertzogwetsontwerpe het in 1935 gekulmineer in die "All-African Convention" wat in Bloemfontein gehou is. Sowat 400 afgevaardigdes by die konferensie het segregasie verwerp en 'n beleid gebaseer op die beginsels van "partnership" voorgestel. Die regering is versoek om óf die Kaapse Swart stemreg na al die ander provinsies uit te brei, óf om die voorgestelde wetsontwerpe terug te trek.

Drie jaar na die aanvaarding van die wette het die Tweede Wêreldoorlog uitgebreek en het Generaal Jan Smuts die hele Suid-Afrika in daardie oorlog gedompel. Weereens het die Swartes hul lojaliteit aan Brittanje toegesê, en sowat 75 727 Swartes het by die Unieverdedigingsmag aangesluit. Die verloop van die oorlog sou dieselfde invloed uitoefen op die Swartmense in Suid-Afrika as op die res van Afrika. Na hierdie onderwerp is reeds meermale verwys. Twee van die belangrikste aspekte moet egter weer uitgelig word: Die eerste is die sielkundige oorlog teen Duitsland wat gekulmineer het in die "Atlantiese Handves" en die tweede is die opkoms van die twee supermoondhede na afloop van die oorlog.

Dit was ook tydens hierdie tydperk dat die Kommunistiese Party van Suid-Afrika toenemend openlik betrokke geraak het by die Swart verset.

Aanvanklik, terwyl die USSR in 'n bondgenootskap met Duitsland verkeer het, is die Swartes aangemoedig om nie die Smutsregering in die oorlog te steun nie. Vanaf Junie 1941 toe die USSR in die geallieerde bondgenootskap opgeneem is, het die Kommuniste Party egter baie pro-oorlog geword. Hul idees was egter nie soseer om die geallieerde poging te help nie, maar om hul eie invloed onder die Swartes uit te brei. Hulle wou hê dat die Swart verset deur die KPSA gekanaliseer moes word, en sou daardeur prestige wen en krediet daarvoor kry. Hul belangrikste bydrae in hierdie opsig was die Antipasveldtog wat vanaf 1944 tot 1946 geduur het.

Alhoewel die KPSA dus vanaf daardie tydstip 'n toenemend groter rol begin speel het in die Swart Versetpolitiek, was dit geensins die enigste fak-

tor in die verset nie. In 1940 het Dr A.B. Xuma President-Generaal van die ANC geword. Hy was 'n mediese dokter. Hy het dadelik aan die werk gespring om die ANC 'n meer vaartbelynde organisasie te maak. In 1943 het hy 'n nuwe grondwet ingestel wat voorsiening gemaak het vir 'n verbeterde dagbestuur, iets wat tot beter beheer van die ANC aanleiding sou gee. Die wêreldgebeure het toenemend 'n rol gespeel in die ANC se optrede, 'n "Atlantic Charter Committee" is aangestel en het in November 1943 na vore gekom met 'n aantal Swart eise. In 1945 is 'n "Bill of Rights" gepubliseer waarin volle politieke regte vir die Swartes opgeëis is.

In 1943 sou daar ook voortgegaan word met die stigting van die "African National Congress Youth League" (CYL) wat voortaan 'n leidende rol sou speel in die versetbeweging. Van die stigterslede was mense wat later baie bekend sou word, nl. Walter Sisulu, Oliver Tambo en Nelson Mandela. Op daardie stadium was die belangrikste persoon egter Anton Lembede; hy was nie net die eerste president van die CYL nie, maar ook die grondlegger van die filosofie van daardie beweging, die filosofie van Afrikanisme. Dit stem natuurlik grootliks ooreen met die Afrikanisme wat ons reeds in ander dele van Afrika sien uitslaan het. Die Basiese Beleid van die CYL is in 1948 uitgereik en dit is interessant om kennis te neem van wat dit behels het:

a. Dit is die Swartes se Godgegewe taak om Afrika, hul vaderland, vry te maak sodat 'n ware demokrasie gevestig kon word – in Suid-Afrika en op die res van die kontinent;
b. Politieke demokrasie is nie genoeg nie, daar moet ook ekonomiese demokrasie wees; grond moet onder boere en plaaswerkers herverdeel word in verhouding tot hul getalle; die industriële kleurslagboom en ander diskriminerende praktyke moet laat vaar word. Die nasionale welvaart moet gelykop verdeel word onder al die nasionaliteite in Suid-Afrika;
c. Europeërs kan deel in die opbrengs van Afrika, mits hulle afsien van hul dominasie van die kontinent, toestem tot 'n proporsionele herverdeling van grond, en help met die totstandbring van 'n "vrye volksdemokrasie" in Suid-Afrika. (*Ibid.*, p. 23).

As daar in gedagte gehou word dat hierdie beleid uitgevaardig is in dieselfde jaar as wat die Nasionale Party met die beleid van Apartheid aan bewind gekom het – en sou poog om die posisie van die Blankes toenemend d.m.v. wetgewing te verskans – dan word dit duidelik dat versoening tussen Wit en Swart byna 'n saak van onmoontlikheid geword het. Daar was net geen manier waarop versoening bewerkstellig kon word nie. Soortgelyk aan die



ervaring van die ander Blanke gemeenskappe het daar tussen Wit en Swart in Suid-Afrika 'n proses van toenemende vervreemding en uiteindelik verwerping plaasgevind. Die teenstellinge was net te groot. Soos wat dit die geval was in die res van Afrika, het "grond" ook 'n sleutelbegrip geword, 'n spil waarom die stryd aangepak sou word. Ook in Suid-Afrika sou die vyftigerjare gekenmerk word deur toenemende botsing en konfrontasie. Die enigste verskil met die res van Afrika was, dat in Suid-Afrika, dit twee nasionalismes sou wees wat teen mekaar sou skuur, nie nasionalisme en kolonialisme nie. Die 1948 oorwinning van die NP het 'n hoogtepunt verteenwoordig van 'n bloeiende Afrikanernasionalisme. Bloot hierdie feit sou verseker dat die stryd heelwat langer sou duur, en heelwat bitterder sou word.

**Toenemende Botsing**

Reeds in 1949 sou dit duidelik word dat daar toenemende konfrontasie sou wees. By die jaarvergadering van die ANC is 'n "Program van Aksie", wat deur die jong Turke van die CYL opgestel is, aanvaar. In hierdie program is die beleid van die N.P.-regering, in geen onduidelike taal nie, verwerp. Daar is aanspraak gemaak op direkte verteenwoordiging op alle owerheidsinstellings en op alle vlakke. Om dit te bereik is daar besluit op die daarstelling van 'n fonds om die "nasionale bevrydingstryd" te finansier; op die gereelde verspreiding van propaganda materiaal deur onder andere die vestiging van 'n nasionale pers; op die aanstelling van 'n aksieraad wat boikotte, stakings, burgerlike wetsoortredings en sodanige praktyke as wapen in die stryd moes gebruik. (*Ibid.*, p. 24).

Net die volgende jaar sou die CYL egter vanweë verskillende faktore sy posisie van invloed verloor. Die eerste was 'n leierskapskrisis: sterk leierskap het ontbreek. Die belangrikste faktor was egter die posisie van die Kommunistiese Party. In 1950 het die regering van Dr Malan die Wetsontwerp op die onderdrukking van Kommunisme ter tafel gelê. Kort voor die aanvaarding daarvan het die KPSA homself ontbind en het hy ondergronds gegaan. Hulle het die ANC nou doelbewus en toenemend geïnfiltreer en die organisasie as 'n front gebruik om hulle idees te propageer. Bekende kommuniste soos J.B. Marks en M. Katane het ook spoedig leiersposisies in die ANC beklee.

Reeds op 26 Maart 1950 word die "Verdedig Vryheid van Spraak Konvensie" gereël, deur onder ander die ANC, SAKP, Transvaal Indian Congress en 'n aantal Kleurlinge. Hulle het 'n daglange staking beplan vir 1 Mei 1950

(Internasionale arbeidersdag) uit protes teen regeringswetgewing en lae lone. Die veldtog is georganiseer deur J.B. Marks. Duisende Swartes het weggebly van die werk af, en die wat wou gaan werk is verhoed. Die regering het meer as 2000 polisiemanne op 'n gereedheidsgrondslag geplaas en daar was botsings in Alexandria, Sophiatown, Orlando en Benoni. Sowat 19 Swartes is in die botsings gedood. Daardeur het die kommuniste en die ANC gekry net wat hulle gesoek het. By die Swartes het 'n toenemende haatgevoel jeens die polisie ontstaan en was daar 'n groter gevoel van lotsverbondenheid onder die Swartes.

Die Nasionale Party-regering het intussen voortgegaan met die implementering van sy beleid van Apartheid. In 1949 is gemengde huwelike verbied, in 1950 het die Bevolkingsregistrasiewet die klassifikasie van alle individue vereis. Die groepsgebiedewet het elke rassegroep in sy eie woongebied gesegregeer.

Op 26 Junie het al die deelnemende organisasies weereens 'n nasionale stakingsdag georganiseer ter herinnering van die "Meidag-slagoffers". Dit was egter nie 'n groot sukses nie. Daarna volg daar vir twee jaar 'n relatiewe stilte, vanweë leierskapskrisisse binne die ANC. Een van die belangrikste oorsake van die krisis was die rol wat deur Blanke kommuniste gespeel is.

Al hoe meer Afrikaniste het hulle teen die rol van Blankes verset. Hulle het gevoel dat die leiding uitsluitlik van die kant van Swartes moet kom. Teen Julie 1951 het die ANC en SAIC egter 'n gesamentlike beplanningsraad gestig om die verset teen diskriminerende wette soos: paswette, groepsgebiedewet, wet op afsonderlike verteenwoordiging en wet op Bantoe Owerhede, te koördineer.

Dit sou die begin wees van die sogenaamde "Tartveldtog". 'n Beroep is op die regering gedoen om die bogenoemde wette voor 29 Februarie 1952 te herroep; indien hulle dit nie doen nie sou massa-optrede gebruik word. Hierdie aksies is beplan vir 6 April 1952, om saam te val met die 300 jarige herdenking van die koms van Jan van Riebeeck. Daar kon egter nie by hierdie teikendatum gehou word nie, en die veldtog het amptelik op 26 Junie 1952 begin.

Die doel hiermee was natuurlik om die regering uit te tart, en ook om 'n chaotiese toestand in die land te skep. Swartmense moes die diskriminerende wette doelbewus oortree en hulself laat arresteer. Die gevolg hiervan sou hopelik wees dat die tronke oorvol sou wees en dat die regering verplig sou wees om die wette te herroep. Die howe moes dan nog verder



gebruik word as platforms om vertoë tot die publiek te rig. Die owerheid is telkens in kennis gestel dat die wet oortree sou word. Nieteenstaande grootskaalse werwing was daar nooit genoeg mense om aan die veldtog deel te neem nie. In die ses maande wat dit geduur het, is altesaam 8 557 oortreders gevonnis. Daarna was die blus uit die beweging, want al die leiers was in die tronk. Op verskeie plekke het hierdie aksies oorgegaan in geweld. 'n Non is in Port Elizabeth vermoor, in stukke gekap, gebraai en geëet. Die polisie het 'n aantal Swartes doodgeskiet. Daar was ook insidente by etlike ander plekke.

Alhoewel die Tartveldtog in sy oorspronklike doel misluk het, het dit tog 'n aantal voordele vir die Swart versetbeweging gehad. Dit het die aandag van die internasionale media getrek en sodoende hul "stryd" ver buite die landsgrense bekendgemaak; verder het dit die Swartes ook toenemend verenig. Teen die einde daarvan kon die ANC beweer dat hulle meer as 100 000 lede het.

Na afloop van hierdie veldtog is daar maar net weer met 'n volgende een begin, dit was naamlik die "Onderwysveldtog". Toe die regering in 1953 die Wet op Bantoe-onderwys begin implementeer het, is gemoedere weer hoog aangeblaas. Terwyl hiedie veldtog egter nog aan die gang was, is beplan aan 'n meer skouspelagtige onderneming, naamlik 'n "Congress of the People". By so 'n kongres moes daar dan 'n "Freedom Charter" opgestel word. Alhoewel bydraes tot die Charter uit alle oorde ingesamel is, was die grootste aandeel die van die kommunis Lionel Bernstein. (*Ibid.*, p. 33). Soos beplan het hierdie kongres op 25 en 26 Junie 1955 in Kliptown, suid van Johannesburg byeengekom. Daar was 2844 afgevaardigdes, waarvan slegs enkeles Blankes was. By hierdie kongres is die Freedom Charter dan toe ook aanvaar, en dit het sedertdien as grondslag gedien vir die stryd wat teen die Blankes gevoer sou word.

Die regering het hom toenemend gedwonge gevoel om sterk op te tree en in 1956 is die Russiese konsulaat gesluit en 156 mense is in hegtenis geneem op aanklag dat hulle 'n rewolusie teen die staat beplan het. Hierdie sogenaamde "Treason Trial" sou vier jaar lank sloer; die staat kon egter nie bewys dat hoogverraad gepleeg is nie, met die gevolg dat almal in Maart 1961 ontslaan is. Hierdie hofsaak het heelwat publisiteit in die buiteland geniet, en die Suid-Afrikaanse regering is in 'n baie negatiewe lig gestel. Op die lange duur het die hofsaak die Swart versetbeweging bevoordeel en die regering benadeel.

Dit is teen hierdie tyd duidelik dat verwikkelinge in Suid-Afrika nie geïsoleerd van gebeure in die res van Afrika gesien moet word nie. Hierdie gebeure het 'n geweldige impak gehad op die gemoed van die Swartes in Suid-Afrika. Op daardie stadium het dit geblyk dat die Swart ras orals op die aanval was, en orals gewen het. Dit het 'n gevoel van oordadige selfvertroue binne in Suid-Afrika geskep.

Die belangrikste invloed wat hierdie gebeure egter gehad het, was t.o.v. die groei van die ideologie van Afrikanisme in Suid-Afrika. Die ANC het tot op daardie stadium nog steeds die beleid van veelrassigheid gehad – helaas onder Swart beheer en oppermag. Hulle het in die Freedom Charter beweer dat nadat die Swartes die politieke mag oorgeneem het, almal toegelaat sou word om gelukkig saam te lewe. Vir die Afrikaners was dit nog nooit aanvaarbaar nie aangesien dit sou beteken dat hulle verdoem sou word tot 'n posisie van absolute hulpeloosheid en afhanklikheid. Nieteenstaande die idealistiese retoriek van die Freedom Charter sou die Afrikaner se vryheid in sy wese aangetas word en hy sou niks anders as 'n gasarbeider in Suid-Afrika wees nie. Vir die Afrikaniste was selfs hierdie standpunt van die ANC egter te gemagtigd, hulle het geen plek gesien vir enigeen behalwe Swartes in Suid-Afrika nie.

Tot op daardie stadium was die Afrikaniste oud-CYL lede, 'n drukgroep binne die ANC. Hulle het egter toenemend ontevrede geraak oor die samewerking met Blankes (Kommuniste) en Indiërs en Kleurlinge. Hulle het gevoel dat Swart belange opgeoffer word ter wille van 'n bondgenootskap met die ander rasse. Om daardie rede het hulle hulself toenemend begin organiseer; reeds in 1954 is die "Africanist Central Committee" gestig om hulle belange te bevorder; "The Africanist" het as lyfblad die lig gesien. Die Afrikaniste het daarin byvoorbeeld ernstig te velde getrek teen die verklaring in die Freedom Charter dat Suid-Afrika aan almal wat dit bewoon, Wit en Swart, behoort. Die retoriese vraag is verontwaardig gestel: Aan wie behoort Afrika? En dit is beantwoord met die volgende vraag: "Behoort gesteelde goed aan 'n dief? Of aan die oorspronklike eienaar daarvan? Dit sal die Blankes niks help om te sê dat sommige gebiede onbewoon was toe hulle hul daar gevestig het nie: "Die Swartmense het 'n onvervreembare reg op elke duim van Afrika se grond. In die geheue van die mensdom as geheel was hierdie vasteland nog altyd die tuiste van die Swartman... Hul migrasie binne-in hul vaderland maak nie hul eis op die onbewoonde gebiede van Afrika ongeldig nie. Geen rasionele man kan jou huis binnekom en hierdie of daardie kamer wat jy nie beset nie, in besit neem nie. Nie-Swartes is gaste van die Swartes... en moet hulself aanpas by die belange van Afrika." (*Ibid.*, p. 37). Volgens hul leier, Leballo, was die huidige Blankes besig met die terughouding en instandhouding van buit wat hul voorvaders gemaak het; hulle was in besit van gesteelde eiendom en as sodanig deels verantwoordelik vir die oorspronklike diefstal.



Dit was hierdie mense wat toe gepoog het om beheer van die ANC oor te neem. Hulle het sonder geloofsbriewe by die ANC-jaarkongres aangekom en gepoog om dit te kaap, maar hulle is belet om die verrigtinge by te woon en het toe besluit om weg te breek van die ANC. In April 1959 het hulle die Pan-Africanist Congress (PAC) gestig onder leiding van Robert Sobukwe. Voortaan sou hierdie twee organisasies met mekaar meeding om "the hearts and minds of the people". Om nie te verloor nie sou hulle mekaar moes oortref in hul radikalisme. Hierdie wedywering het reeds in 1960 begin. Die PAC het aangekondig dat sy doelstelling was om Suid-Afrika teen 1963 te "bevry". Beide die ANC en PAC het aangekondig dat hulle 'n "Pasveldtog" van stapel sou stuur.

Die stelsel van pasboeke is deur die regering ingestel om instromingsbeheer effektief toe te pas. Onder die Swartmense het hierdie stelsel egter tot grootskaalse gegriefdheid aanleiding gegee, iets wat vererger is deur gevalle van onnodige hardhandige optrede deur die polisie.

Hoe dit ookal sy, beide hierdie groepe het geweet dat hulle 'n teer puntjie aangeraak het toe hulle verklaar dat hulle teen die dra van passe gaan protesteer. Gedurende hierdie veldtog sou die Swartes aangemoedig word om hul passe in die openbaar te verbrand of openlik by die polisiestasie in te handig. Soos tydens die Tartveldtog was dit 'n poging om die regering te dwing om die stelsel af te skaf en die wette te herroep.

Nieteenstaande die Swart weersin in die dra van 'n pas het hierdie organisasies nie dwarsdeur die land ondersteuning gekry nie. Die PAC het byvoorbeeld slegs enkele sterk ondersteuningsgebiede gehad, soos die Vaaldriehoek, die Oos-Rand en die Kaapse skiereiland. By Bopholong naby Vanderbijlpark het daar spoedig botsings met die polisie ontstaan en is twee mense doodgeskiet. Die grootste tragedie sou hom egter by 'n nabygeleë dorpsgebied afspeel. Dit was een van die nuutste woonbuurtes en is allerweë as 'n modeldorp beskou; die polisiestasie was egter heeltemal in die middel van die woonbuurt. Die woonbuurt se naam is Sharpeville. Daar is min name wat so deur ons geskiedenis weergalm soos die naam Shar-

peville. Vroeg die oggend het 'n groot skare Swartes om die polisiestasie saamgedrom, sommige om hul passe in te handig, ander omdat daar gerugte was dat 'n belangrike aankondiging aangaande passe gemaak sou word. Die skare het naderhand so groot en aggressief geword dat hulle spoedig die heining by die hoofhek omgestoot het. Die polisie wat 'n aanval verwag het, na die moord op polisiemanne by Cato Manor en benoud begin raak het, se eerste reaksie was om op die skare los te brand. Die gevolg is dat 69 mense gedood is en 180 gewond.

Die nuus van hierdie gebeure het soos 'n warrelwind dwarsdeur die wêreld versprei. Daar was 'n ongelooflike internasionale reaksie wat gegrens het aan histerie. Min dinge het die internasionale sielkundige oorlog meer dramaties beïnvloed as die Sharpeville-insident. Die idee is versprei dat die polisie 'n vreedsame en onskadelike skare onnodiglik op 'n brutale wyse afgemaai het. Toenemend het die wêreldmening teen die Blankes en ten gunste van die Swartes gedraai, en is Suid-Afrika beskryf as 'n Fascistiese polisiestaat. Die Blankes is beskou as ongenaakbare rassiste. In sy geheel gesien was dit 'n tragiese insident, en dit het 'n keerpunt gevorm in die stryd om Suid-Afrika.

Die regering se reaksie, hoe onvermydelik dit ookal was, het hierdie siening van die wêreld net gesterk. Die regering het 'n noodtoestand in 122 van die 265 distrikte afgekondig. Hulle het ook die Wet op Onwettige Organisasies aangeneem, en beide die ANC en PAC tot verbode organisasies verklaar. Die leiers is gevang en verhoor, met die gevolg dat die organisasies leierloos gelaat is. Mettertyd het die verset afgeneem en teen Augustus 1960 was die hele veldtog iets van die verlede. Kalmte het teruggekeer na die land. Op die oppervlak het dit gelyk asof die regering die opstand suksesvol onderdruk het, maar dit was net 'n hersenskim – onder die oppervlak het dit voortgegaan.

Die stryd het nou 'n besliste militante stadium binnegegaan. In antwoord op die regering se optrede het die ondergrondse ANC in Junie 1961 Umkhonto we Sizwe (Spies van die nasie) gestig, dit sou die militêre vleuel van die ANC vorm. Belangrike leiers van hierdie organisasie was mense soos Oliver Tambo en Nelson Mandela. Hulle het 'n omvattende operasie beplan om die regering met geweld omver te werp; dit het bekend gestaan as "Operasie Mayibuye". Dit sou in vier fases geloods word:

a. Die opbou van 'n ondergrondse organisasie, geskoei op die kommunistiese stelsel van selle;



b. Die loodsing van 'n sabotasieveldtog;
c. Die begin van 'n intensiewe guerillaoorlog;
d. Die ontplooiing van 'n volskaalse bevrydingsoorlog.

Rekrute sou plaaslik gewerf word, en dan na die buiteland gestuur word om opleiding te kry in sabotasie. Die teikens was veral regeringseiendom en ekonomiese teikens. Die strategiese datum, 16 Desember 1961, (Gelofte Dag) sou gekies word vir die aanval. In die aanval van 16 Desember is enkele regeringsgeboue in Johannesburg en Durban beskadig.

In antwoord hierop neem die regering die "Algemene Regswysigingswet 1963" aan. Dit stel hulle instaat om verdagte persone sonder lasbrief in hegtenis te neem, en hulle vir 90 dae sonder verhoor aan te hou. Die veldtog sou tot in 1963 voortduur, toe die polisie toegesak het op die Nasionale Opperbevel van Umkhonto we Sizwe by Rivonia naby Johannesburg. Daar is feitlik die hele topbestuur van die organisasie gevange geneem. Die gevolge van hierdie polisiesukses, en die gepaardgaande hofsaak waartydens Nelson Mandela (die persoon wat die regering tans oënskynlik so gneë is om vry te laat) lewenslange tronkstraf gekry het vir sy aandeel is algemeen bekend. Die ANC was toe intern vernietig en sou voortaan uit die buiteland moes opereer.

Soos met die Pasveldtog was daar ook in ander opsigte 'n wedywering tussen die ANC en die PAC. Laasgenoemde het op sy beurt die organisasie "Poqo" gestig as hul militêre vleuel. Hierdie organisasie was nog meer radikaal as Umkhonto. Hul beleid was om 'n skrikbewind onder die Swartes te voer om lojale PAC-lede van hulle te maak, en dan voort te gaan met 'n skrikbewind teen die Blankes. Twee gevalle van Poqo optrede kan genoem word. Die eerste was in die Paarl, waar 'n grootskaalse aanval op die Blankes in die dorp beplan is. Dit is verhoed, maar twee jongmense is wreedaardig vermoor. In Februarie 1963 is Blanke padwerkers by die Basheebrug in die Transkei wreedaardig vermoor. Polisie optrede sou egter ook hierdie skrikbewind aan bande lê, en soos die ANC sou hulle gedwing word om veiligheid in die buiteland te gaan soek.

**Die stryd word verplaas na die Buiteland**

Op die oog af het dit gelyk asof die regering en die polisie die Swart verset in die kiem gesmoor en uitgewis het. Dit het 'n valse gevoel van gerustheid geskep, want dit was nie die geval nie. Die stryd is maar net verplaas na 'n ander dimensie... veral die dimensie van sielkundige oorlogvoering. Die

rede waarom die Blankes so gerus was, was omdat hulle nog vasgeklou het aan 'n verouderde konsep van oorlogvoering. Hulle was doodtevrede dat die vyand uitgewis was; die wat in die buiteland oorgebly het, was vir hulle van geen belang nie. Hulle kon maar weer hul aandag op ander dinge toespits. Dit was egter 'n fatale gesindheid, want in die volgende twee dekades sou die ANC en die PAC soveel gif in die wêreld teen ons versprei dat hulle dalk nog die land gaan oorneem sonder om 'n verdere skoot te skiet.

Met hul verbanning het die ANC en die PAC sekere probleme en prioriteite gehad wat hulle te bowe moes kom. Die belangrikste was natuurlik om die bewegings te laat voortbestaan, en nie te laat ondergaan soos die Suid-Afrikaanse regering so duidelik gehoop het nie. Tweedens moes hulle langtermynbeplanning doen om hul optrede te herorganiseer. Om beide bogenoemde doelwitte te bereik, was dit noodsaaklik dat hulle beskermhere, en finansiële steun in die buiteland kry. In hierdie opsig was hulle baie gelukkig, want die internasionale klimaat kon nie meer gunstig gewees het om hulle te ontvang nie. Hulle het deel uitgemaak van 'n wêreldwye verskynsel en hulle het nie nodig gehad om hard te werk vir aanvaarding nie, dit was onmiddelik daar. Ironies genoeg was dit die suksesse van die polisie in die vroeë sestigerjare wat beide die ANC en die PAC gedwing het om eers die militêre stryd te staak en hulle byna uitsluitlik tot sielkundige oorlogvoering te wend. Met hulle interne organisasies uitgewis sou hulle verplig wees om uit die buiteland aan te val; op sy beurt sou dit weer bemoeilik word deur die feit dat Suid-Afrika omring was deur 'n bufferstrook wat baie moeilik, indien enigsins, toeganklik was. Verder het die Suid-Afrikaanse landskap dit byna onmoontlik gemaak om 'n interne terroristestryd te voer met basisse binne die land, soos wat wel moontlik was in Mosambiek en Angola. Dus sou die klem val op die sielkundige aanslag. Reeds met hul verbanning uit Suid-Afrika het die ANC kantore geopen in Akkra, Kaïro, Dar-es-Salaam en London. Ook die PAC het benewens kantore in verskeie Afrikastate ook kantore ge-open in London en New York.

Reeds in Julie 1963 is beide die ANC en PAC toegelaat om die VN se Spesiale Komitee oor Apartheid toe te spreek. Hulle het van die geleentheid gebruik gemaak om ekonomiese en wapenboikotte teen Suid-Afrika aan te moedig. In briewe aan die VN is ook dikwels gesmeek dat die VN moes ingryp om 'n einde te maak aan die "barbaarsheid" en "misdadigheid" van die Suid-Afrikaanse regering. Die ANC het hom ook doelbewus beywer om die ondersteuning van die Sosiaal-Demokratiese groepe in Europa te verkry. Een van hul eerste groot suksesse was die stigting van die "Anti-



Apartheid Movement" in Engeland. Hierdie organisasie is mettertyd uitgebrei, met takke dwarsdeur Europa, en dit slaag daarin om die sielkundige aanslag teen ons in Europa te dikteer. (*Greig*, 1977, p. 296). Verder het hulle begin met die publikasie van 'n omvangryke kwartaalblad, "Sechaba" wat in Oos-Duitsland gedruk word. Hulle het ook sterk bande gesmee met die Wêreldraad van Kerke wat reeds in 1960 met die Cottesloe Samesprekings begin inmeng het in Suid-Afrika se huishoudelike aangeleenthede.

Die uitsprake wat in hul mondstuk gemaak word laat geen twyfel oor wat hulle poog om te bereik nie: "Waar gewerk word met mense wat so 'n diepte van verrotting en onmenslikheid bereik het, het beroepe op redelikheid, beroep op regverdigheid, geen kans op sukses nie. Die enigste taal wat hulle ooit sal verstaan, kom uit die loop van 'n geweer en word gevuur in die naam van rewolusie..." (*Sechaba*, Januarie 8, 1969, p. 3). In Oliver Tambo se nuwejaarsboodskap in Januarie 1968 het hy die volgende gesê: "Vir eeue het die Wit onderdrukkers in ons land deur die swaard geleef, nou sal hulle deur die swaard sterf." (*Grobler*, 1985, p. 49). So suksesvol was die ANC met hierdie sielkundige aanslag dat die komitees van beide die VN en die OAE mettertyd op die ANC begin staatmaak het om aan hulle informasie oor Suid-Afrika te verskaf. (*Ibid.*, p. 48). 'n Mens kan jouself dit skaars voorstel: die enigste inligting wat twee van die belangrikste internasionale organisasies oor Suid-Afrika kry, word verskaf deur ons grootste vyand. Is dit verbasend dat die veldtog teen ons van krag tot krag gaan? Daar is geen twyfel daaroor dat die ANC en die PAC die internasionale sielkundige oorlog teen Suid-Afrika loshande gewen het nie. Dit was hierdie oorwinning wat in 1974 daartoe aanleiding gegee het dat die Suid-Afrikaanse geloofsbriewe by die VN verwerp is. Nog in dieselfde jaar het die ANC waarnemerstatus by die VN gekry, sowel as erkenning as die "ware verteenwoordiger van die Suid-Afrikaanse volk". Twee jaar later is beide die ANC sowel as die PAC toegelaat om aan 'n amptelike debat oor Suid-Afrika in die VN deel te neem.

Hierdie was egter nie die enigste forums waarop hierdie organisasies hul toegespits het nie. Reeds in 1963 het Patrick Duncan, die enigste Blanke lid van die PAC, die VSA besoek. Vakbonde, VN amptenare, Kerklui en senatore is toegespreek. In die eerste plek het hy 'n wapenboikot en olieboikot teen Suid-Afrika gepropageer, en terselfdertyd het hy fondse ingesamel; sowat 5000 dollar is van arbeidersbewegings ingesamel. Duncan het selfs daarin geslaag om samesprekings met Robert Kennedy te voer. Dwarsdeur die sestigerjare het hierdie twee organisasies so 'n omvangryke

inligtings- en beïnvloedingsnetwerk tot stand gebring soos wat die Suid-Afrikaanse regering met al sy middele nooit eers kon droom om te doen nie. Daar kan, sonder enige vrees vir teenspraak, beweer word dat beide die ANC en die PAC die sielkundige aanslag teen Suid-Afrika grootliks dikteer. Suid-Afrika word soos 'n vuil lap rondgewaai in die internasionale winde wat hierdie twee organisasies ontketen.

Eers teen die laat sestiger- en vroeë sewentigerjare het hierdie twee baie geleidelik hul aandag begin vestig op die beplanning van die militêre stryd. Teen daardie tyd was hulle so magtig dat hulle internasionaal onaantasbaar geraak het. In 1967 het die PAC sy eerste poging aangewend om Suid-Afrika via Mosambiek te infiltreer. Hulle is egter by Villa Pin deur die Portugese magte onderskep en het nie naby Suid-Afrika gekom nie. Eers in die sewentigerjare kon hulle via Mosambiek en Swaziland by Suid-Afrika uitkom; hulle is egter deur die SAP opgespoor sonder dat hulle enigiets kon uitrig. Hulle het teen daardie tyd vir Suid-Afrika 'n nuwe naam gegee, Azanië, en hul magte herdoop tot "Azanian People's Liberation Army" (APLA). Die meerderheid van hul magte was in Tanzanië gestasioneer. Met die ANC se militêre aanslag het dit geensins voorspoediger gegaan nie. Hulle het so vroeg soos 1967 gepoog om deur Rhodesië na Suid-Afrika te kom, maar het hulle vasgeloop teen die Rhodesiese weermag. Lede van die SAP is toe ook na Rhodesië gestuur om hulle voor te lê. Tot teen die middel van die sewentigerjare was die ANC en die PAC se sielkundige aanslag teen Suid-Afrika 'n ongelooflike sukses, terwyl hul militêre aanslag 'n ongelooflike mislukking was. Hulle het daartoe bygedra dat Suid-Afrika teen die middel van die sewentigerjare internasionaal totaal geïsoleer was. Om hul aanslag te vergemaklik is daar selfs 'n wapenboikot teen Suid-Afrika ingestel. Die ANC is erken as die enigste verteenwoordiger van die Suid-Afrikaanse nasie. As hulle ook nog daarin kon slaag om die internasionale gemeenskap te oorreed om 'n verpligte olieboikot sowel as ekonomiese sanksies teen Suid-Afrika in te stel, sou dit nie onmoontlik gewees het dat hulle kon terugkeer as die nuwe heersers van Azanië, sonder dat hulle op die slagveld 'n enkele noemenswaardige sukses kon behaal nie. Uit die verwikkelinge gedurende die sestigerjare en vroeë sewentigerjare het dit duidelik geword dat die Suid-Afrikaanse regering homself hopeloos oorskat het. Daar was 'n grootskaalse bewapening, maar hulle het vergeet dat idees nie deur koeëls doodgeskiet kon word nie. Dit is beslis nie vergesog om te beweer dat al daardie gesofistikeerde wapentuig bes moontlik nooit gebruik sal word nie, in iedere geval nie om die Witman te red nie.



**Weereens 'n interne stryd**

Na die verbanning van die ANC en PAC aan die begin van die sestigerjare het daar op die interne politieke toneel 'n onrusbarende stilte geheers. Die stryd is in die buiteland gevoer, maar vir die res van die dekade het daar bitter min op die interne front gebeur. Aanvanklik het die jong radikaliste hul hoop op die studente-organisasie NUSAS geplaas, en baie Swartes het hierdie organisasie gesien as hul verteenwoordiger en kampvegter. Reeds in 1963 het Mnr Vorster daarna verwys as "die kanker in die lewe van 'n volk". Selfs hierdie organisasie het egter nie so vinnig geradikaliseer soos wat die Swartes wou hê nie, met die gevolg dat 'n aantal studente, onder leiding van Steve Biko ('n mediese student) teen 1968 ernstig begin aandag skenk het aan 'n eie Swart organisasie. In dieselfde jaar is SASO (South African Students Organisation) gestig, en in 1969 het Steve Biko die eerste President van dié organisasie geword. Die doelwit was 'n slegs-Swart organisasie wat moes wegdoen met die kunsmatigheid van simboliese integrasie en liberale Blanke leierskap. (*Gerhart*, 1978, p. 261).

Dit is hier nodig om meer breedvoerig te kyk na die uitsprake van hierdie beweging, veral van Steve Biko: "die integrasie waarvan hulle praat is kunsmatig, want die hele gemeenskap bestaan uit verskeie gesegregeerde groepe, elkeen met sy ingeboude komplekse van meerderwaardigheid of minderwaardigheid en hierdie verskille manifesteer hulself steeds binne die sogenaamde "veelrassige" opset van die geïntegreerde kompleks." (*Ibid.*, p. 263). Hierdie organisasie het hom dus ondubbelsinnig uitgespreek teen die sogenaamde integrasie wat so graag deur die liberaliste gepropageer word. Oor die liberaliste het hulle hul soos volg uitgespreek: "Deur die sogenaamde veelrassige benadering speel die liberaliste hul ou spel. Hulle eis 'n "monopolie van intelligensie en morele reg" en probeer dan die selfverwesenliking van die Swartman se aspirasies reguleer. Hulle wil in die goeie boekies van beide die Wit en die Swart wêreld bly. Hulle swaai tussen die twee wêrelde, aan die eenkant formuleer hulle die Swart griewe pragtig... terwyl hulle aan die anderkant gerieflik die voordele put uit die poel van Blanke bevoorregting." (*Ibid.*, p. 264).

Op die vraag wat hulle dan beskou as die ideale vorm van integrasie waarvoor hulle hulself beywer gee hulle die volgende antwoord: "As deur integrasie verstaan word, die deurbreek van Swartes tot in die Blanke gemeenskap en die Swartes se aanvaarding en assimilasie binne die sisteem van norme en optrede opgestel en beheer deur Blankes, dan is ek daarteen gekant... Ek is gekant teen die feit dat 'n setlaar-minderheid 'n hele waar-

desisteem op die inheemse bevolking kan afdruk. 'n Mens kan nie ontkom aan die feit dat die kultuur van die meerderheid van die bevolking in enige gegewe samelewing uiteindelik die breë rigting van die hele gemeenskap bepaal nie... 'n land in Afrika, waarin die meerderheid mense Swart is, moet onafwendbaar Swart waardes en 'n Swart styl vertoon..." (*Ibid.*, p. 265).

Reeds van die begin af het eksterne invloede 'n groot rol gespeel in die formulering van die idees van die nuwe beweging. Reeds in 1967 het die "University Christian Movement" onder leiding van 'n Katolieke priester, Colin Collins, begin met die propagering van "Black Theology" en dit is uit hierdie invloedsfeer dat Steve Biko sy verskyning gemaak het. Dit was die begin van die poging om 'n direkte verband te trek tussen die ervaring van die Amerikaanse Negers in hul Burgerregte-veldtog, en die Suid-Afrikaanse Swartes. "Swart digkuns, Swart kuns, Swart letterkunde word alles gebruik in 'n poging om die gedagtes, manier en optredes van die Amerikaanse Burgerregtebeweging oor te dra, sodat die Suid-Afrikaanse Swartes sekere aspekte van die Negerervaring kan oorneem en sodoende meer bewus gemaak kan word van hul Swart bewussyn." (*Walker*, 1978, p. 144). Die omvang en invloed van hierdie Amerikaanse idees het duidelik geword deur die groei van die "Swartbewussynsbeweging" (Black Consciousness) met uitsprake soos "Black is Beautiful". Buiten privaat Amerikaanse burgers wat hul idees hier kom propageer het, het dit ook in die sewentigerjare amptelike sanksie gekry, soos reeds gestel is.

Die "United States Information Service" (USIS) het 'n Leeskamer in Soweto ingestel waar "opvoedkundige en kulturele" werke aan die Swartes beskikbaar gestel is. Hofrekords het gewys dat die USIS kantore in Shakespear House, Johannesburg, na-ure gebruik is om onwettige rewolusionêre pamflette af te rol. (*Walker*, 1978, p. 142). Daar is selfs diegene wat sover gaan as om te beweer dat die Amerikaners vir Steve Biko gekies het, en besig was om hom op te lei vir die toekomstige Premierskap van 'n Swart Azanië. Dit verklaar waarom die Amerikaners so woedend was oor Biko se dood. (*Citizen* 18.5.'78).

Die regering het die momentum en omvang van hierdie nuwe beweging heeltemal onderskat en sy optrede was te laat om die Swartbewussynsbeweging stop te sit. Teen 1972 het daar uit SASO die Black Peoples Convention' (BPC) gekom. Met die val van die Portugese Ryk in 1974 het SASO en die BPC opstootjies georganiseer om FRELIMO se bewindsoorname te vier. Dit het voortgegaan tot 1976 toe hernude grootskaalse onluste



in Soweto uitgebreek het op 16 Junie.

**Die Soweto Opstande – 'n Keerpunt**

Die Blanke in die algemeen, en die Afrikaner in besonder, wou nog altyd soos 'n wit waterlelie op 'n swart dam dryf. Vanweë die Blankes se gemaksug, het hulle miljoene Swartmense hul land laat binnekom. Soweto is die grootste van hierdie Swart woongebiede. Die bevolking is onbekend maar dit kan enigiets tussen 2 miljoen en 8 miljoen wees. Hierdie mense het oor die algemeen onder swak sosio-ekonomiese toestande geleef en, gesien al die eksterne faktore, is dit nie verbasend dat hulle tot uitbarsting gekom het nie.

Op 16 Junie 1976 begin die skoliere van die Hoërskool Naledi en Thomas Mofolo in Soweto 'n opmars uit protes teen Afrikaans as onderrigmedium. Die verset teen die 50/50 reëling het reeds vroeg in 1976 begin maar die owerhede het hul nie aan die protes gesteur nie. Op 8 Junie is 'n vergadering by die Netlediskool gehou en het die BPC en South African Student Movement (SASM) die skoliere aangemoedig om tot verset oor te gaan. Op 13 Junie het die SASM weer 'n vergadering by die Nalediskool gehou en 'n aksiekomitee saamgestel wat later bekend geword het as die SSRC (Soweto Students' Representative Council). Hulle besluit op 'n massa-optog na die Orlando stadion op 16 Junie, en dit is tydens hierdie optog dat die eerste botsings plaasgevind het. Die polisie was nie voorbereid vir grootskaalse onluste nie; hulle het herhaalde versoeke gerig dat die skare uiteen moes gaan, maar sonder sukses. Die skoliere het geweier en hulle met klippe bestook en ook begin om polisiehonde dood te slaan. Die polisie het begin skiet, twee Swartes is gedood en 11 gewond.

Nou breek grootskaalse onluste uit, plundery en brandstigting is aan die orde van die dag, en twee Blankes, o.a. Dr Morris Edelstein, 'n Blanke welsynswerker wat hom beywer het vir die Swartes, word doodgemaak. Daar is ook 63 Swartes dood. Vanaf Soweto sou die onluste dwarsoor die hele land uitbrei. Oor die Kersseisoen was dit byvoorbeeld die ergste in die Kaap. Volgens die Cilliers-Kommissie is daar sowat 575 mense dood en 4000 gewond in die onluste, die skade is formeel op R45 miljoen beraam maar was in die praktyk heelwat hoër.

Die taalkwessie het slegs as rookskerm gedien vir 'n groeiende ontevredenheid onder die Swartes. Hierdie ontevredenheid is veral gevoed deur die Swartbewussynsbeweging. Daar was ook baie geriewe, byvoorbeeld: die stan-

daard van onderwys was laer as Blankes s'n, hulle was gegrief oor instromingsbeheer en groepsgebiede, ontevrede oor klein-apartheid en aparte geriewe, onvoldoende behuising, gebrek aan handelsfasiliteite, ensomeer. Plaas daarby dinge soos lae lone en stygende pryse, en dis duidelik dat daar 'n uitbarsting sou kom. Hierdie uitbarsting is aangehelp deur buitelandse inmenging sowel as buitelandse gebeure. Vroeg in 1976 is Suid-Afrika se troepe eerloos aan Angola onttrek, en die idee het posgevat dat hulle verslaan is deur die MPLA. In Mosambiek het FRELIMO reeds oorgeneem en dit het alles tot stygende Swart aspirasies aanleiding gegee.

Soos wat die onluste verloop het, het ander groepe ook bygekom. Die SAKP het byvoorbeeld pamflette versprei. Die ANC het studente help vlug en hulle later as propagandiste teruggestuur. Duisende Swartes is na buurstate om daar as terroriste opgelei te word. Beide die ANC en PAC wat voor die onluste slegs minimale aktiwiteite in Suid-Afrika gehad het, het voordeel uit die onluste getrek. Skielik is daar weer lewe geblaas in die interne politieke situasie. Talle sluimerende organisasies is gestimuleer tot nuwe lewe. Internasionaal is Suid-Afrika vir maande lank blootgestel aan negatiewe propaganda en die sielkundige aanslag het nuwe hoogtes bereik.

In reaksie op die onluste het die regering ook begin om sy beleid van "hervorming" toe te pas. Reeds in 1977 het Minister M.C. Botha bekend gemaak dat die gehalte van Swart onderwys verhoog sou word. Met die Onderwys en Opleidingswet van dieselfde jaar is daar ook voorsiening gemaak vir verpligte onderwys. Verder is daar afgesien van die 50/50 stelsel en na Standerd twee is Engels ingestel as medium van onderrig. Daar is begin met die opgradering van Swart onderwysers en hulle het salarisaanpassings gekry. Die geldmag soos Anglo-American het nou ook op groot skaal betrokke geraak by Swart woonbuurtes, veral d.m.v. die Stedelike Stigting wat reeds in 1976 tot stand gekom het. Die Rickert Kommissie is in 1977 aangestel en sy aanbevelings is aanvaar. Daar is 'n 99-jaar huurpag ingestel en behuising is verbeter en elektrifisering is ingestel.

Die belangrikste politieke gevolge van die onluste is dat die Blankes vir die eerste keer werklik bewus geword het van die Swartes in hul midde. Skielik was hierdie Swartes nie maar net werkers nie. Die Blankes het huiself toenemend bereid verklaar om te "kapituleer voor die realiteite". Mnr P.W. Botha het male sonder tal verklaar dat die Swartes nie weggewens kon word nie, daarom moes hulle geakkommodeer word. Daar is toenemend gepraat



van magsdeling... juis op die stadium toe die Swartes toenemend verwyderd geraak het van enige konsep van magsdeling. Vir hulle het dit gegaan om absolute en totale magsoorname. Om darem 'n poging aan te wend om hierdie gegriefdheid te besweer, het die regering in 1978 bekend gemaak dat Gemeenskapsrade gestig sou word wat beperkte mag van selfregering aan stedelike Swartes sou gee.

**Nuwe Name, Ou Idees**

Al hierdie regeringspogings kon egter nie daarin slaag om die kalmte te verseker nie. Na die Soweto-Opstande was dit nooit werklik weer rustig in die land nie. Op 12 September 1977 is Steve Biko in aanhouding oorlede: dit het 'n wêreldhisterie tot gevolg gehad wat selfs vandag nog nie gaan lê het nie. Kort daarna is die Swartbewussynsbeweging, in al sy vertakkinge verbied, onder andere die BPC en SASO.

Teen hierdie tydstip behoort dit al egter duidelik te wees dat 'n mens organisasies kan verban, maar nie die idees waarvoor hulle gestaan het nie. Hierdie idees kom maar telkens weer na die oppervlakte; so was dit ook hierdie keer. Daar was spoedig reeds 'n horde organisasies wat in die voetspore van die oues sou volg. Die eerste was seker die Komitee van Tien wat in Soweto gestig is onder leiding van Motlana. Daarna volg daar 'n legio ander soos byvoorbeeld die "Port Elizabeth Black Civic Organisation" (PEBCO).

Teen hierdie tydstip het die PAC se nuwe naam vir Suid-Afrika, naamlik Azanië al veld gewen. In 1979 word die "Azanian Peoples's Organisation" (AZAPO) gestig; dit is 'n direkte opvolger van die BPC. Hul doelstellings is dieselfde en baie van dieselfde mense het daarop gedien. Hierdie organisasie het ook sy studentevleuel gehad naamlik AZASO. Hul doelstellings is onder andere soos volg:

a. om Swart werkers te mobiliseer om hul wettige regte na te streef;
b. die daarstelling van 'n onderwysstelsel wat aan die behoefte van Azanians voldoen;
c. om godsdiens relevant vir die Swart stryd te maak;
d. om eksploitasie en onderdrukking van basiese menseregte aan die kaak te stel;
e. Om 'n regverdige verdeling van welvaart en mag in Azanië te bewerkstellig. (*Grobler*, 1985, p. 58).

In 1983 en 1984 het hulle manifeste opgestel waarin hul sienings duidelik na vore gekom het. Hulle verklaar dat die Swart proletariaat die vegters vir vryheid is. Hulle beywer hulle vir 'n eenheidstaat met 'n sosialistiese stelsel. Blankes kan nie lid word van AZAPO nie: hulle beweer dat die Blankes die probleem is, hulle kan nie die oplossing ook wees nie.

Na hulle volg daar op 30 Augustus 1983 die "United Democratic Front" (UDF). Hierdie organisasie is gestig n.a.v. 'n oproep van Dr Boesak na sy verkiesing tot leier van die "World Alliance of Reformed Churches". Hy vra veral vir 'n verenigde verset teen die nuwe voorgestelde grondwet. Die UDF is 'n werklik verteenwoordigende Swart organisasie wat meer as 600 Swart organisasies insluit. Hul doelstelling is 'n enkele, veelrassige, ongefragmenteerde Suid-Afrika. Waar AZAPO grootliks beskou kan word as 'n reïnkarnasie van die PAC, is die UDF 'n reïnkarnasie van die ANC. Die UDF het in 'n baie kort tyd gegroei tot 'n eersterangse politieke beweging. Buiten hul verset teen die grondwet, wat steeds hulle belangrikste stimulus tot verset bly, verwerp hulle ook die regering se voorstel van Swart Plaaslike besture. Op 3 September 1984 het die UDF die Swart bevolking weereens tot uitbarsting gebring. Die plan was doodeenvoudig om die land onregeerbaar te maak. As die bevolkingsopset in aanmerking geneem word, is dit nie so moeilik nie. Hulle speel vandag by uitnemendheid die spel van die "vis in water" en beweeg soos geeste deur die land en sorg dat daar voortdurend onrus in een of ander gebied is, of dit nou Kaapstad en Koekenaap is, of Pretoria en Lydenburg, die polisie moet orals keer. Hulle het onderneem om hiermee vol te hou totdat die Blankes kapituleer, al neem dit 25 jaar. Sedert September 1984 was daar nog nooit weer rus en vrede in die land nie. Talle insidente het afgespeel; in die Swart woongebiede word daar 'n skrikbewind van ongelooflike omvang gevoer. Mense wat saam met die "onderdrukkers" werk soos polisiemanne, amptenare, verkose leiers en andere, word voortdurend geïntimideer. Hulle word doodgemaak, hul huise word aan die brand gesteek en hulle word tot geweld gedwing. Die bekende, berugte "necklace"-metode word gevolg: hiervolgens word die slagoffer vasgemaak en kry hy 'n buiteband vol petrol om sy nek en arms. Dan word hy die voorreg gegun om homself aan die brand te steek. Hierdie vonnis word gewoonlik uitgevoer na kortstondige en absurde "Hofsake" in die agterstrate. In antwoord op hierdie uitdaging het die regering 'n noodtoestand afgekondig in 'n groot aantal distrikte. Dit het egter wisselende sukses behaal, want ons het hier te doen met die sg. "vlooi-oorlog". Daar is te veel vlooie, en hulle is te klein; die hond weet nie waar hulle is nie en kan hulle nie raakkrap nie, die uiteinde is dat die hond beswyk aan bloedverlies.

Daar is nog 'n Swart organisasie wat van groot belang is, naamlik Gatsha Buthelezi se Zoeloe-organisasie Inkatha. Dit is in 1975 gestig en Buthelezi is die enigste tuislandleier wat noemenswaardige massasteun kon verwerf. Inkatha beweer dat hy meer as 1 000 000 lede het. 'n Aantal jare gelede het hulle saam met die Kleurlinge en Indiërs die "Black Alliance" gestig, maar dit was nie 'n groot sukses nie. Buthelezi het dit ook aanvanklik oorweeg om Inkatha te omskep in die interne vleuel van die ANC. Na samesprekings met die ANC in Londen het daar egter 'n botsing tussen die twee gekom en het hulle paaie uitmekaar gegaan. 'n Botsing in Oktober 1983 het 'n finale breuk met die ANC teweeggebring. Buthelezi is vir ons van groot belang omdat dit die persoon is wat tans aan die Afrikaner voorgehou word as "'n gematigde". Die SAUK gaan uit sy pad om 'n krans om sy nek te hang, en dit is nie vergesog om aan te neem dat Buthelezi die tussenganger na 'n Swart diktatuur sal wees nie, soos wat Biskop Musorewa die pad vir Robert Mugabe berei het in Zimbabwe. Dit is egter hier gepas om te let op 'n aantal uitsprake van hierdie liefling van die Nasionale Party en die SAUK. In 1976 het hy onder andere die volgende uitsprake gemaak: "Die Swartmense in Suid-Afrika wil meerderheidsregering hê as 'n basiese beginsel in 'n verenigde Suid-Afrika". By 'n ander geleentheid het hy gesê: "Die Afrikanerdom en die Afrikaanse kultuur sal nie in Suid-Afrika oorleef nie. Waarom moet ons gedwing word tot 'n gesegregeerde lewenswyse deur die Afrikaners wat die minste kan bekostig om preuts te wees oor rassuiwerheid. Die toekoms is 'n Swart toekoms, en ons Swartes wil hê dat ons toekoms nou moet begin. Ons weet daar sal Blankes in daardie toekoms wees, maar hulle sal nie onderdrukkers en die bepalers daarvan wees nie. Hulle sal "bevryde" Blankes wees wat sal aanpas in die Swartman se wêreld op 'n Swart selfbewuste vasteland." (*Scholtz*, 1977, p. 158).

Daar kan dus geen twyfel bestaan oor wat Buthelezi van die toekoms verwag nie. Die SAUK en die N.P. wat hom tans so graag as 'n "gematigde" wil voorstel maak hulself belaglik. Hy is maar net nog 'n wolf in skaapklere. As leier van die Zoeloes, wat hom beywer om die beste vir sy volk te doen, verdien hy ons almal se respek en agting...maar as man wat die Afrikanervolk ten gronde wil ploeg soos sy voorsate, moet hy weet dat ons soos ons voorsate ons met alles in ons vermoë daarteen sal verset.

**Die Warm Oorlog**

Nieteenstaande hul ambisieuse planne sou dit die ANC en die PAC tot aan die einde van die sewentigerjare neem om 'n begin te maak met die militêre stryd. Vir byna twee dekades kon hulle dus geen militêre sukses hoegenaamd behaal nie. Vanaf 1976 met die verval van Suid-Afrika se buf-

ferstrook, het terroriste-aanslae meer algemeen geword. Die Terroristestryd in Suidwes wat reeds in 1967 begin het, het 'n redelike lae profiel gehandhaaf tot die MPLA se oorname in Angola. Daar is reeds verwys na Suid-Afrika se verhoudinge met die voormalige Portugese kolonies. In 1980 het Robert Mugabe ook oorgeneem in Zimbabwe, met die gevolg dat Suid-Afrika se grense oopgelê het. Die grootste struikelblokke is uit die pad van die ANC en PAC geneem. Die eerste teken het gekom toe groot wapenopslagplekke in 1979 en 1980 in Noord-Natal naby die Mosambiekse grens opgespoor is. Daarna volg daar verskeie aanslae op polisiestasies soos die by Booysens en Soekmekaar. Daarna volg die aanval op Sasol II, sowel as die Silverton Bankaanval. Hierdie aanvalle het gekulmineer in die Pretoriabomaanslag waarin sowat 20 mense die lewe gelaat het.

Al hierdie aanvalle was tekens dat die warm oorlog ons bereik het, die SAW het egter teruggeslaan en die vyand uitgewis in Maputo, Maseru en Gaborone. Dit was vernietigende weerwraakaanslae en het getoon dat die vyand op militêre vlak nog nie ons gelyke is nie. Nogtans is die vyand nie vernietig nie – soos die kat kom hy elke keer weer. Gedurende die Kersvakansie van 1985 is die land weereens geskud deur terroristeaanvalle. Eerstens dié by Amanzimtoti aan die Natalse suidkus, en toe die landmynaanvalle in Noord-Transvaal. Daarna volg die landmynvoorvalle in Oos-Transvaal en verdere bose aanvalle in Durban en Silverton.

Uit hierdie aanvalle kan twee dinge afgelei word: Eerstens, dat die militêre aanslag grootliks 'n mite is; die beste wat die ANC en PAC na twee dekades kon doen was om 'n beperkte aantal landmyne en bomme te plant. Tweedens, dat so 'n oorlog nie op die slagveld gewen kan word nie. Solank as wat die terroriste soos 'n "vis in water" met plaaslike Swartes kan meng, solank sal landmyne gelê word. Die plase in Noord-Transvaal sal nie beskerm kan word deur Marnet-stelsels nie, maar deur die verwydering van alle Swartes van Afrikanergrond af. Slegs dan sal die boere in Noord-Transvaal die hoogste mate van sekuriteit kan ondervind. Hulle was so naby aan die situasie in Rhodesië, toe dit ook die boere was wat die spit moes afbyt, maar nogtans het hulle niks geleer nie. Hulle klou vas aan die luukse van, goedkoop arbeiders, al kos dit hul eie, hul vrouens en hul kinders se lewens.

Die meerderheid Afrikaners wat dus die militêre aanslag as die grootste aanslag beskou kleef aan 'n illusie vas. Die aanslag oor die grense is minimaal in vergelyking met die aanslag in die stede, die aanslag in die vakbonde, in



die Swart woongebiede, in die nywerhede. Dit is hier waar die 30 miljoen Swartes besig is om stadig hul wurggreep op die Afrikaners toe te pas, hulle stadig maar seker op hul knieë dwing. Hier, en deur hul georkestreerde sielkundige aanslag uit die buiteland. In vergelyking hiermee vervaag die paar honderd ANC-terroriste met AK-geweertjies tot 'n absurditeit. Soos al die ander Blanke gemeenskappe in Afrika staar ook die Afrikaner hom blind teen 'n paar terroriste terwyl die eintlike stryd besig is om onder sy neus af te speel sonder dat hy dit besef. Soos die ander Blanke gemeenskappe het ons nog elke militêre veldslag loshande gewen... en elke sielkundige veldslag loshande verloor... Die stormram kom van binne, nie van buite nie.



*"Halssnoer" intimidasie om Swartes tot samewerking te dwing.*



Mnr P.W. Botha en sy nuwe "hervormingskabinet" van 1982.



HOOFSTUK 14

# Die Trojaanse Perd

In Deel 1 van hierdie boek is daar kortliks verwys na die afloop van die Tweede Vryheidsoorlog, en die gepaardgaande verlies van die Afrikaner se eie volkstate. Hierdie verlies van die Afrikaner se eie volkstate het ook geïmpliseer die verlies van die eie politieke stelsel. Die Afrikaner is nie net in 'n eenheidstaat ingedwing waar hy 'n nietige minderheidjie van die bevolking sou uitmaak nie, hy is ook onderwerp aan 'n nuwe politieke stelsel – die partystelsel. Verder is daar verwys na die ontwikkelingsgang van hierdie stelsel oor die afgelope tagtig jaar en die gepaardgaande verwydering, verlies en heropbou van nuwe partye. Elke keer moes die Afrikanervolk 'n politieke party van die grond af opbou, en dan, nadat hierdie party 'n magsposisie bereik het, het dit onafhanklik begin optree van die volksbelang; dan het die party nie meer 'n middel tot 'n doel (bevordering van volksbelang) geword nie, maar 'n doel op sigself. Dan was die gevolg dat die Afrikaner weereens van die grond af 'n nuwe party moes bou... om te veg teen die Frankenstein wat hy geskep het. Na aanleiding hiervan kan die vraag gevra word of hierdie stelsel sterk genoeg sal wees om die Afrikanervolk te dra deur die Derde Vryheidsoorlog? 'n Stelsel wat al soveel keer in duie gestort het, is die enigste meganisme wat ons het om tussen ons en ondergang te staan.

In Deel 2 is daar kortliks ingegaan op die tipe stryd wat teen die Afrikanervolk gevoer word, naamlik sielkundige oorlogvoering. Daar is gewys op die doelwitte van hierdie tipe oorlog:

a. Om 'n volk internasionaal te isoleer en te bedreig;
b. Om interne teenstellings binne die land self uit te buit;
c. Om die volk van sy morele begronding te stroop en te verwar;
d. Om die teikengroep met volksvreemde idees binne te dring en die volk sodanig te verdeel dat hy homself ten gronde rig.

Daar is verwys hoe effektief hierdie aanslag teen 'n wye verskeidenheid van volke gevoer is, van die Duitsers tot die Amerikaners, die Koloniale Moondhede en die Blanke gemeenskappe in Afrika. Daar is gewys hoedat hierdie Blankes uiteindelik hulself vernietig het. Die Colons in Algerië is uitverkoop deur die Fransman Generaal De Gaulle, die Portugese in Angola en Mosambiek is uitverkoop deur die Portugese Generaal De Spinola. Die Engelse in Rhodesië is uitverkoop deur John Vorster en Maggie Thatcher, en ook Ian Smith, wat nieteenstaande sy kragdadige retoriek die Blankes uiteindelik voorgegaan het in 'n referendum ten gunste van Swart meerderheidsregering. Die skuldiges is egter nie slegs die leiers wat die volk uiteindelik tot ondergang gerig het nie, maar ook die politici wat die volk vir soveel jaar mislei het met beleidsrigtings wat nie die volk se langtermynvoortbestaan verseker het nie, maar hom toenemend weerloos gemaak het teen die aanslag.

In Deel 3 is ingegaan op die verhoudinge tussen Suid-Afrika en Swart Afrika. Die rede daarvoor was om te wys hoedat die N.P. geleidelik in duie gestort het voor die sielkundige aanslag, tot op die punt waar dit hy was wat die vyand se doelwitte vir hom verwesenlik het. Daar is verwys na die regering se optrede t.o.v. Mosambiek, Rhodesië en Suidwes. Hieruit word dit duidelik dat Suid-Afrika geensins immuun is teen die sielkundige aanslag, soos wat so baie Afrikaners wil beweer nie, inteendeel – ons is net so weerloos.

In Deel 4 gaan ons in meer besonderhede in op die sielkundige aanslag teen die Afrikanervolk. Die eerste hoofstuk is gewy aan die eksterne aanslag in die vorm van propaganda, VN-resolusies en sanksies. In die tweede hoofstuk is gewys hoe die interne teenstellinge in Suid-Afrika besig is om die Afrikanervolk stadig maar seker op sy knieë te dwing. Die laaste fase van die sielkundige aanslag, naamlik die interne aanslag, word in hierdie hoofstuk bespreek. Persone is reeds binne die Afrikanervolk geïdentifiseer wat die volk ten gronde moet rig. By al die ander gemeenskappe was hierdie die doodskoot; hulle kon nog die stryd voer toe dit deur vreemdelinge geloods is, maar die oomblik toe dit egter uit eie geledere kom, was hulle so verdwaas en verwar dat hulle geen sinvolle weerstand kon bied nie.



Soortgelyk aan die ander Blanke gemeenskappe, is die Afrikaner se gevaarlikste aanslag vandag uit eie geledere. Die politieke party wat soveel Afrikaners deur soveel jare met hul sweet opgebou het, is vandag die speerpunt in die aanslag om ons te dwing tot kapitulasie. Soos wat die geval was met al die ander Blanke gemeenskappe, weier ook die Afrikaners vandag om dit te glo. Selfs nieteenstaande die N.P. se optrede t.o.v. Rhodesië, Mosambiek en Suidwes, weier hulle nog steeds om dit te glo. Ons sal egter in meer besonderhede moet kyk na die N.P. se aanslag teen die Afrikanervolk.

Om te bepaal wat die aanslag is, moet ons eers weer let op wat ons vyande van ons wil hê. Eerstens wil hulle alle diskriminasie afgeskaf hê, met ander woorde, alle onderskeid tussen mense van verskillende rasse en volke. Indien sodanige onderskeid afgeskaf is, sal dit impliseer dat almal gelyke regte sal hê. Op sy beurt sal dit impliseer dat alle Swartes ook stemreg sal kry, en op sy beurt sal dit impliseer dat hulle die meerderheid van die kiesers sal uitmaak en dat hulle dan 'n Swart regering oor die hele Suid-Afrika sal instel. Al hierdie eise van hulle kom dus neer op een ding, Swart meerderheidsregering. Almal weet egter dat die Afrikaner nooit bewustelik daartoe sal instem nie, daarom word hy stappie vir stappie in daardie rigting gedwing: elke klein toegewinkie, elke klein hervorminkie, word net nog 'n spyker in sy doodskis. Laat ons dus sien hoe die N.P. meewerk om hierdie spykers in ons doodskis te slaan.

**Die Stadige verbrokkeling**

Hier het ons te doen met die toppunt van die sielkundige stryd. Die doel is om 'n volk sodanig te mislei dat hy vrywillig sy eie doodsertifikaat onderteken sonder dat hy daarvan bewus is. Telkens word vir hom gesê dat dit maar net 'n klein toegewinkie is, dat dit die laaste toegewing is, en dat dit geen bedreiging vir hom inhou nie. Daar word die spot gedryf met sy geregverdigde vrese en bekommernisse, en sy Christelike norme en moraliteit word sinies uitgebuit om hom ten gronde te rig.

'n Mens moet besef dat die eerste tree van hierdie aanslag altyd die stadigste is, want dit is een van die gevaarlikse tydperke. Dit is dan dat die volk nog duidelik kan onderskei tussen wat reg en wat verkeerd is, dan kan hy maklik tot grootskaalse verset oorgaan. Dis slegs wanneer die een toegewing die ander al met vervelende aanhoudendheid opgevolg het vir 'n aantal jare dat die volk die vermoë tot onderskeid verloor. Dan word een toegewing 'n regverdiging vir 'n ander toegewing.

Verder moet besef word dat dit aan die begin in elk geval 'n stadige proses is. Eerstens word persone geïdentifiseer wat moontlik oor die invloed kan beskik om die volk van binne af te ondermyn. Dan moet daardie persone onderwerp word aan 'n spesifieke aanslag wat daarop gerig is dat hulle toenemend aan hul eie morele begronding twyfel. As die saadjie van twyfel geplant is, dan is die stryd omtrent gewonne. Al wat dan nog gedoen moet word, is om 'n alternatiewe waardesisteem vir so 'n persoon aanvaarbaar te maak. Binnekort sal daardie persoon dan 'n entoesiastiese aanhanger van die nuwe waardesisteem word. Die persone wat betrek word is gewoonlik diegene met 'n hoë profiel soos politici, koerantmanne, kerkleiers en akademici, met ander woorde, diegene wat die volk kan beïnvloed. Hierdie beïnvloeding kan op 'n wye verskeidenheid van maniere plaasvind. Op die mees basiese vlak word die pers natuurlik ingespan om toenemende verwarring te veroorsaak. Die pers wys voortdurend slegs op die slegste aspekte van die status quo met die gevolg dat mense begin glo dat die bestaande orde net sleg is en dat dit verander moet word. Nog 'n manier is natuurlik die manipulering van persoonlike gesprekke. Die Amerikaners het hierdie werkswyse vervolmaak. Prof. Munger stel dit soos volg: "Vra pertinente en soekende vrae waarvoor daar nie baie goeie antwoorde is nie, en 'n druk sal opbou ten gunste van interne veranderinge." (*Munger*, p. 78). Die Amerikaner vra aan sy Blanke slagoffer allerhande lastige vrae waarop hy nie voorbereid is nie, of nie kort en pittig kan antwoord nie: "Waarom kan 'n geleerde Swart dokter nie met 'n Blanke meisie trou nie?" "Waarom kan 'n Swartman nie kom luister na 'n preek in die Witman se kerk nie?" "Waarom kan 'n geleerde Swartman wat in Pretoria werk, nie ook daar woon nie?" ens. Die meeste mense is nie op sulke vrae voorbereid nie en kan ook nie maklik aan redes dink nie. Die vrae klink dan so redelik. Hy fladder rond en slaan 'n slegte figuur, dan word hy skaam vir homself. Hoe langer die bombardement, hoe meer geïnhibeerd word hy, hy verloor sy selfvertroue en uiteindelik bly hy stil. Mettertyd begin hy selfs met die Amerikaner saam te stem. Die tegniek is baie suksesvol. Dit het die Amerikaners lankal uitgevind, en nou poog hulle om dit op groot skaal toe te pas. Die State Departement van Amerika skryf soos volg voor: "Ons moet alle geleenthede vir kommunikasie deur kulturele uitruilskemas, sakeverbintenisse, wetenskaplike samewerking en toerisme stimuleer. Ons moet diplomatieke besprekings en wedersydse besoeke bevorder, sowel as diepte besprekings van Suid-Afrika se probleme." (*Hertzog*, 1985, p. 23).

Die ander metode is natuurlik uitruilskemas. Daar is talle organisasies wat hierin 'n pertinente rol speel: Die "State Department" se "Leadership Grants,"



leiers-uitruilprogramme tussen die VSA en SA, die "Carnegie Corporation." Prof Munger van Kalifornië stel die doel hiervan soos volg: "Hierdie programme konsentreer op jongmense in hulle laaste hoërskooljare. Dit word deur die Amerikaners gestimuleer, en nie-amptelik is dit gerig op die breinspoeling van jong Suid-Afrikaners wat op die ouderdom van 16 jaar na die VSA kom. Hulle sal dan liberale idees in die Republiek gaan bevorder."

Dit is egter nie slegs skoolkinders wat hieraan onderwerp word nie. Daar is studente, voorgraads en nagraads wat studiebeurse aan oorsese universiteite kry waar hulle aan dieselfde beïnvloeding onderwerp word. Talle van hulle kom terug met liberale idees. Plaas daarby organisasies soos die Vrymesselaars, Lions International en Rotary waarvan baie Afrikaners lid is, en dit is duidelik dat ons hier met 'n uiters omvangryke aanslag te doen het wat mettertyd die hele gemeenskap deursuur. Prof Munger stel dit soos volg: "die Amerikaners sien die hele program as 'n poging om die Suid-Afrikaners te help om die lig te sien en om voort te gaan met volskaalse integrasie." Selfs Prof. De Lange, voorsitter van die Broederbond was deur die Ford Foundation betrek in samesprekings met die ANC.

Koppel hieraan die buiteland se taktiek van "wortel en stok". Indien die regering nie hervorm nie, sal sanksies toegepas word, ens. ens. ens. Hierdie sielkundige aanslag is nie 'n illusie nie, dit is baie beslis 'n wesenlike gevaar. Mettertyd word hierdie "gebreinspoelde" mense binne die volkshuishouding geplant, en elkeen wat bykom maak die aanslag groter en meer omvattend. Nou moet daar gekyk word na die begin van hierdie aanslag.

**Die aanslag begin**

Dit is baie moeilik om die beginpunt van hierdie interne aanslag teen die Afrikanervolk te bepaal. Reeds in die vroeë sestigerjare het daar 'n onderlangse gemor ontstaan oor die N.P. se geleidelike wegbeweeg van Afrikanernasionalisme as ideologiese basis. Een van die belangrikste kwelpunte was die regering se immigrasiebeleid. Die groot probleem was die Engelse minister, Mnr Trollip, wat deur Dr Verwoerd as Minister van Immigrasie aangestel is. Die gevolg is dat honderdduisende Engelse doelbewus deur 'n Afrikanerregering ingevoer is. In 1967 het 'n groep mense onder die naam "Gesuiwerde Nasionaliste" 'n brosjure versprei onder die titel "Daar's Werk". Daarin is die feite van die immigrasiebeleid duidelik gestel. Die pamflet is landwyd versprei en het tot 'n politieke storm aanleiding gegee. Mnr Robert van Tonder wat daarby betrokke was, be-

skryf die reaksie soos volg: "Die heftigste nyd kom altyd van die skelms wie se bedrog ontdek is. Hulle staan onverdedigbaar skuldig en al verweer wat hulle het is om hul aanklaer te beswadder. So het die gemelde koerante nie eers die geringste poging aangewend om die feite van die "Daar's Werk" geskrif te ontleed of te betwis nie, maar sommer dadelik weggespring om my verdag te maak." (*Van Tonder*, 1984, p. 81).

Wat belangrik is, is dus nie die feit dat daar 'n verskil van mening ontstaan het nie, maar hoe hierdie verskil gehanteer is. Die N.P.-pers het dadelik begin met 'n beswadderingsveldtog teen Afrikaners. Dit het die presedent geskep dat geen Afrikaner die N.P.-beleid mag bevraagteken nie, indien hy dit sou waag sou hy deur die ergste vorm van beswaddering getref word. Reeds in 1966 het Dr Willem de Klerk, die latere redakteur van Die Transvaler en Rapport, die handige etikette "verlig" en "verkramp" geskep, waarmee mede-Afrikaners gekasty kon word. Enige Afrikaner-nasionalis wat nie saamgegaan het met regeringsbeleid nie, het die etiket "verkramp" om sy nek gekry. "Die Opposisie-pers het die woordpaar onvertaald gebruik, maar dit laat aansluit by die reeds bestaande begrippe van "extremist" en "fanatics" vir diegene onder die Afrikaners wat in die verlede by hul volksbeginsels gestaan het en hul identiteit wou bewaar – hulle is nou die "verkramptes" genoem, 'n term waaraan 'n lelike betekenis verleen is, en "moderates" vir diegene wat bereid was om te kompromitteer en met beginsels te skipper – is nou "verligtes" genoem, 'n woord waaraan 'n mooi betekenis geheg is." (*Van Jaarsveld*, 1976, p. 548). Dit was egter nie slegs die Engelse pers wat hierdie begrippe toenemend in hierdie konteks gebruik het nie, die Afrikaanse pers was nie ver agter nie.

Na die insident met die "Daar's Werk"-pamflet, het dit egter toenemend duidelik geword dat daar verdeeldheid in die NP geheers het. Veral die Sondagpers het dit as 'n selfopgelegde taak beskou om "die groepie" en hul leier aan die kaak te stel. Hulle het dan ook die naamplaatjie "verkramp" om die nek gekry. Die eerste skote in hierdie aanslag teen die Afrikanervolk het dus gekom uit die geledere van die akademici en die pers. Daar het nou 'n subtiele ommeswaai plaasgevind. Waar die pers vroeër agter party-beleid aanbeweeg het, het die party nou agter die pers begin aanbeweeg. Dit was duidelik dat die eerste krakie in die Afrikaner se volkshuishouding sigbaar geword het.

Instede daarvan om 'n ope gesprek te voer oor sake van verskil is daar 'n ongeloolike veldtog teen die "andersdenkendes" aan die gang gesit. Die Sondagpers het 'n ketterjagtery aan die gang gesit om die "ultras", die



"super-Afrikaners" uit te ruik en aan die kaak gestel. Grootliks vanweë hul toedoen, is die verskille spoedig op die spits gedryf. By die Transvaalse Nasionale Partykongres van September 1969 het daar botsings ontstaan. Die probleem was veral die regering se nuwe sportbeleid wat 'n mate van sport-integrasie aanvaar het. Baie Afrikaners het dit as die dun punt van die wig gesien, die eerste teken dat die regering begin swig voor die sielkundige aanslag. Die koukussisteem van die politieke party is egter 'n innerlike teenstrydigheid; alhoewel dit veronderstel is om demokraties te wees, is dit by uitstek outokraties. Onafhanklike denke is heeltemal verbied. Of jy aanvaar die beleid in al sy besonderhede, of jy word uitgeskop. Die meerderheid L.V.'s wat nie ekonomies selfstandig is nie, moet mooi dink voordat hulle 'n aspek van regeringsbeleid verwerp, want hulle kan hul inkomste verloor. Die gevolg hiervan is dat daar min van hulle is wat die moed kan bymekaar skraap om regeringsbeleid uit te daag. Daar was slegs vier L.V.'s wat op daardie stadium die moed gehad het. Hulle was Dr Albert Hertzog, 'n minister in Mnr Vorster se kabinet, Mnr Jaap Marais, Mnr Willie Marais en Mnr Louis Stofberg. Die gevolg van hul verwerping van 'n sekere deel van die regering se sportbeleid was dat hulle uit die party geskors is. Manne wat die party getrou gedien het vir baie jare is uitgeskop oor die regering se sportbeleid. In Oktober 1969 het hierdie mense die Herstigte Nasionale Party gestig. (Later onder P.W. Botha was daar weer so 'n geval toe dr A.P. Treurnicht en sy volgelinge uitgeskop is en die K.P. gestig is.)

Nou volg daar een van die mees banale en vulgêre smeerveldtogte in die geskiedenis van die Afrikanervolk. Die N.P. en sy pers gaan uit sy pad om hierdie mense verdag voor te stel. Skaars 'n dag gaan verby of die "Hertzogiete" word in die openbaar beswadder en afgetakel. Die N.P. het 'n pers gehad wat die vuilwerk vir hom kon doen, en daarom is die illusie geskep dat die party nie self daarby betrokke was nie. In antwoord hierop het die HNP's wat so met modder gegooi is, spoedig ook met modder begin teruggooi, iets wat hulle onnoembare skade gedoen het. Die belangrikste is egter dat hulle in hierdie smeer-kompetisie nie met die N.P.-pers kon meeding nie. So suksesvol was hierdie smeerveldtog dat die HNP tot in 1985 moes wag om hul eerste setel te verower. Mnr Vorster het in 1970 'n vervroegde verkiesing uitgeroep met die doel om die HNP te vernietig nog voordat hy kon organiseer. Daarin het hy goed geslaag, want die HNP is polities van die kaart af gevee.

Hierdie politieke smeerveldtog was meer omvangryk as wat nog ooit in die geskiedenis teen enige Engelse party gevoer is. Dit het ook baie verder gegaan as enigiets vantevore. Lede van die H.N.P. is byvoorbeeld gevra om

te bedank uit die Broederbond; laasgenoemde het 'n regulasie aanvaar dat geen HNP lid van daardie organisasie kon wees nie. So het die N.P. en al die ander kultuurorganisasies wat deur dekades deur die Afrikaners opgebou is, instrumente geword wat aangewend is teen die Afrikaners self. Die interessante van hierdie verskynsel, selfs vir persone soos die skrywer wat nooit 'n lid van die HNP was nie, is dat 'n Afrikanerregering nou openlik oorlog verklaar het teen 'n noemenswaardige deel van die Afrikanervolk – teen die 1981-verkiesing was dit sowat 200 000.

Daar is nie 'n ope gesprek aangemoedig, soos wat die geval behoort te wees in enige demokrasie nie, maar die mense is persoonlik aangeval, afgetakel en beswadder. Die groot kanonne is nie meer gerig op volksvyande met volksvreemde ideologieë nie, maar op mede-Afrikaners wat verskil oor beleid. Dan moet daar sekerlik gevra word waarom dit gebeur dat 'n regering teen 'n groot deel van sy eie volk oorlog verklaar. Prof Van Jaarsveld gee die volgende antwoord: "Met die skeuring in die NP het die Afrikanerkoerante na 1969 die houding ingeneem dat die basis van die NP van konserwatief na liberaal verskuif het, en het beroepsafrikaners by die hek op soortgelyke wyse mense uitgeruik en na die buitenste duisternis van die verkramptes of Superafrikaners afgewys. Politieke heksejagtery en aftakeling van persoonlikhede is nie onbekend in die geskiedenis van die Afrikaner en sy pers nie." (*Van Jaarsveld*, 1978, p. 87).

Reeds in 1969 het die NP dus 'n deel van die Afrikanervolk tot vyand verklaar, dit sou net 'n kwessie van tyd wees voordat hy die hele volk tot vyand verklaar, en daardeur die vyand van die Afrikanervolk word. Die volgende vraag wat gevra moet word, is hoe die N P daarin geslaag het om die oorweldigende meerderheid Afrikaners aan sy kant te behou, nieteenstaande sy duidelike beweging na links. Ook die antwoord hiervoor moet by die pers gesoek word: met die hele Afrikaanse pers aan sy kant kon hy die stemvee enigiets vertel, en kon hy die stemvee manipuleer net soos hy wou. Dit was egter nie die enigste manier nie, daar was ook 'n ander werkswyse wat 'n presedent vir die toekoms sou skep. In die 1970-verkiesing het die N.P. hom beroep op dinge wat lankal nie meer in die praktyk deur hom nagevolg is nie, maar duisende goedgelowige Afrikaners het dit geglo. "Die Nasionale Party se verkiesingstoesprake was meer regs as gewoonlik, sy leiers het hul uiterste bes gedoen om aan die kiesers te bewys dat die Party steeds die ware verteenwoordiger van die Afrikaner-nasionalisme is. Hierdie beheptheid met die HNP en die vasbeslotenheid om te bewys dat die Party nie van sy tradisionele beleid afgewyk het nie, het die NP waarskynlik heelparty Engelse stemme gekos. Die Nasionale Party



het egter sy vernaamste doelwit bereik: Die HNP is vernietig." (*D'Oliveira*, 1977, p. 226). Hierdie is 'n taktiek wat die N P nog vir baie jare baie suksesvol sou gebruik.

**Die glybaan na links**

Nadat die Afrikaner-nasionaliste dus effektief geneutraliseer is, kon die party hom rustig plaas op 'n glybaan na links. Hy het geweet dat hy niks van die HNP te vrees het nie; dit was ook duidelik dat sy beheer oor die Afrikaners, danksy die media, sodanig was dat hy min of meer met enigiets sou wegkom. Suid-Afrika het toenemend geïsoleer en beleër in die internasionale wêreld gestaan, en dit was duidelik dat iets gedoen moes word, maar wat? Van die kant van die Engelse het daar krete opgegaan dat Apartheid vir al die ellende verantwoordelik was en dat daar verandering moes kom. SPROCAS se idees dat apartheid die ekonomiese groei en rassebetrekkinge belemmer, het weerklank gevind by die "verligte" liberale vleuel van die NP wat 'n nuwe benadering tot die rasseprobleem bepleit het. In Junie 1973 is daar oorgegaan tot die stigting van 'n "Verligte Aksie". Daarin het 29 verligte akademici hulle aan integrasie met die Kleurlinge verbind. Die linksgesinde stroming binne die NP het spreekbuise gevind in 'n Afrikaanstalige Sondagblad en ander oggendkoerante wat in hul strewe na verandering met onverdraagsaamheid teen die Afrikaner-establishment en regsgesindes binne die NP opgetree het. (*Van Jaarsveld*, 1976, p. 556).

Die regering het toenemend begin swig voor hierdie druk en byvoorbeeld toenemend nie-Blanke sportlui, soos Arthur Ashe en Basil D'Oliveira, wat voorheen verbied was, in die land toegelaat. Toenemend is daar met Swart leiers onderhandel oor sake van gemeenskaplike belang. Reeds in 1973 is 'n veelrassige Adviesraad vir SWA ingestel en is dit geopen deur die Eerste Minister. In die begin van 1974 is 'n topkonferensie met tuislandleiers in Pretoria gehou waartydens sake soos gebiedseise, afskaffing van diskriminasie, klein-apartheid en die vernouing van die loongaping tussen Blank en Swart bespreek is. Aan die begin van 1971 het Mnr Marais Viljoen, Minister van Arbeid, werkreservering in die boubedryf "versag" en nie-Blankes toegelaat om Blanke poste te beklee, ook in die Spoorweë. In die Poswese is nie-Blankes in diens geneem in poste wat vroeër deur Blankes gevul is. Teen Mei 1973 is beperkte stakingsreg aan Swartes toegestaan na 'n wysiging van die Arbeidswet van 1953. Daar is ook besluit om instromingsbeheer en paswette "mensliker" toe te pas. Een van die belangrikste kwelvrae in die politiek was die posisie van die Kleurlinge. Die

Verteenwoordigende Kleurlingraad was duidelik nie die antwoord nie en is in iedere geval in 1974 geprorogeer na 'n mosie teen afsonderlike ontwikkeling. Dit is interessant om te let op wat die beleid van die NP op daardie stadium t.o.v. die Kleurlinge was: die standpunt is op 23 April 1971 en 1 Julie 1974 deur Mnr Vorster herhaal. Die Kleurlingvolk word deur die NP beskou as 'n embriovolk op pad na volwaardigheid wat *nie politieke mag met die Blanke sal deel nie.*" (*Van Jaarsveld,* 1976, p. 558).

Presies tien jaar later sou 'n formele beleid van magsdeling in Suid-Afrika ingestel word deur die Nuwe Grondwetlike bedeling. Nieteenstaande hierdie geleidelike gly na links het die NP nog steeds alles in sy vermoë gedoen om dit vir die kieserspubliek te verberg. Dit kan weereens gesien word in die 1974 Algemene Verkiesing. Die N.P. het die verkiesing op die beginsel van nasionale samewerking tussen die twee Blanke groepe gevoer, die handhawing van wet en orde, geen magsdeling nie, en onverdeelde soewereiniteit van die verskillende bevolkingsgroepe op eie gebied. (*Van Jaarsveld,* 1976, p. 562).

Met ander woorde, om hul glybaan na links te verberg is 'n verkiesingsmanifes gekies waaroor niemand kon verskil nie. Wie sou nou met die regering verskil oor byvoorbeeld die handhawing van wet en orde? Die belangrikste is egter dat die N P 'n mandaat gevra en gekry het vir "geen magsdeling". Hulle was egter so selfversekerd oor hul posisie as regerende party, en hul vermoë om die Afrikaners voortdurend 'n rat voor die oë te draai, dat hulle hul hoegenaamd nie aan hul eie verkiesingsmanifes gesteur het nie. Reeds in 1973 is die Theron-Kommissie van ondersoek ingestel na die posisie van die Kleurlinge. Die kommissie het met redelik verreikende bevindinge gekom en in 1975 het die regering 'n kabinetskomitee aangestel om 'n nuwe grondwetlike bedeling vir Blankes en Kleurlinge te ondersoek. Hierdie komitee het onder die voorsitterskap van Mnr P.W. Botha gestaan, die destydse senior kabinetslid. (*Ries,* 1982, p. 4).

In 1977 het hierdie komitee te voorskyn gekom met sekere voorstelle: "Die 1977-voorstelle het voorsiening gemaak vir 'n Uitvoerende Staatspresident, 'n Raad van Kabinette en drie parlemente onderskeidelik vir Blankes, Kleurlinge en Indiërs. Die verhouding 4:2:1 tussen die drie groepe se getalle was bepalend in die samestelling van die drie parlemente en die kieskollege wat die staatspresident sou verkies." (*Ries,* 1982, p. 5). Waar al drie groepe dus saam die Staatspresident sou verkies, is hier duidelik sprake van magsdeling. Met ander woorde, binne drie jaar vernietig die regering die mandaat wat hy van die kiesers gekry het sonder om te blik of te bloos. Hierdie plan van magsdeling was egter nie voldoende nie en die saak word weereens ondersoek deur 'n Gekose Komitee van die Volksraad – dit sou mettertyd bekend word as die "Schlebusch-kommissie". Om hierdie radikale skuif in beleid te verberg begin die regering speel met woorde soos "magsdeling" en "magsverdeling".



"Die hervormingsgesindes in die party het hulle sulke semantiese verskille tog aangetrek, omdat hulle daarop bedag was om die groots moontlike Blanke steun vir hul hervormingspoging te kry." (*Ries,* p. 6). Daar sou dus van al sulke klein verskilletjies gebruik gemaak word om die Blanke kieser te verwar, omdat hy, indien hy twyfel, altyd aan die kant van die regering sou uitkom.

In 1977 het Suid-Afrika weer na die stembus gegaan. Nieteenstaande hierdie radikale verandering wat die regering beplan het, het dit nie die sentrale verkiesingstema gevorm nie. Getrou aan die nuwe beginsel van verwarring en misleiding is daar 'n heeltemal ander tema op die voorgrond gestoot, en die nuwe grondwetlike bedeling is doelbewus in 'n mistigheid gehul. Die groot verkiesingskreet waaroor die Blankes hulle moes uitspreek was: "Geen inmenging in Suid-Afrika se huishoudelike aangeleenthede nie". Weereens was die verkiesingskreet van die NP een waaroor bitter min Afrikaners kon verskil. Teen daardie stadium was die meerderheid van hulle al so die harnas in gejaag deur die Amerikaanse President Carter en sy Andrew Young, dat hulle baie moeilik teen so 'n manifes sou stem. Die NP het dit natuurlik geweet en die gevolg was die NP se grootste verkiesingsoorwinning in die geskiedenis. Hoe doelbewus hierdie keuse was, word later duidelik uit 'n verslag wat die latere Amerikaanse politikus Chester Crocker in 1980 opgestel het. Daarin sê hy die volgende: "Valse tekens en die skepping van onwerklike verwagtinge (onder verskeie Suid-Afrikaanse kiesers) het ook die Carter-era gekenmerk, na verbete verklarings dat Washington nie druk op Suid-Afrika vanweë sy binnelandse strydvrae sou verlig in ruil vir Pretoria se samewerking in Rhodesië en Namibië nie,... hierdie houding was in alle opsigte teen-produktief... Washington het die Nasionale Party gehelp om sy oorweldigendste verkiesingsege nog te behaal." *(Crocker,* 1980, p. 326).

**Die Amerikaners sluip in**

Kort na hierdie oorweldigende verkiesingssege van die N.P. het die sogenaamde "Inligting-Skandaal" Suid-Afrika getref. Dit het hier eintlik gegaan om 'n geheime teenpropagandapoging wat deur die regering geloods

is. Vroeg reeds het daar allerhande suggesties en innuendo's in die Engelse pers verskyn totdat die bom uiteindelik gebars het. Die hele aanslag teen die Departement van Inligting is natuurlik oor die boeg gegooi van die "wanbesteding van fondse". Die resultaat was egter dat Suid-Afrika se hele poging ter bekamping van propaganda gekompromiteer is.

'n Vraag wat egter nooit afdoende beantwoord is nie, is: "Waar het die pers aan die inligting gekom?" Lekkasies binne die administrasie was sekerlik verantwoordelik vir 'n deel daarvan, maar as in ag geneem word dat ons hier te make gehad het met 'n hoogsgeheime projek waarvan slegs 'n beperkte aantal mense geweet het, en dat niemand ooit aangekla is vir die openbaring van staatsgeheime nie, dan klink dit effens twyfelagtig. Selfs voor die Ouditeur-Generaal se verslag het talle gerugte die rondte gedoen. Die oopbreek van hierdie geheime projekte was baie opsigtelik buite die vermoë van die pers. Hulle moes dus hierdie inligting van 'n ander bron gekry het, wat dit drupsgewyse aan die pers gevoer het. Die enigste ander organisasie vir wie die Suid-Afrikaanse inligtingsveldtog 'n ope geheim moes gewees het, en wat oor die toerusting, mannekrag en fondse beskik het om dit oop te breek, was die Amerikaanse C.I.A. Dit lyk dus baie waarskynlik dat die C.I.A. op een of ander manier betrokke was by die ontbloting van die Suid-Afrikaanse Inligtingsveldtog.

Die C.I.A. moes egter duidelike doelwitte hiermee in die oog gehad het. Opsigtelik het hul vorige optrede teen Suid-Afrika teenproduktief gewerk, soos wat Crocker dit duidelik gestel het; dus moes 'n alternatief gevind word om die Afrikaners op hul knieë te dwing. Hierdie alternatief was om ontslae te raak van Mnr Vorster wat nie vinnig genoeg na links beweeg het nie, asook om sy adjudant, Dr Mulder, wat te regsgesind was, te neutraliseer, en om hulle man in die regte posisie te kry. Dit was dan ook presies wat hulle vermag het met die Inligtingskandaal. Mnr Vorster het bedank, Dr Mulder is effektief geneutraliseer, en hul man was op die regte plek. In 1980 het Chester Crocker die doelwit hiermee baie duidelik en sonder omhaal uitgestip: "DIE ANTWOORD IS GELEË IN DIE GEBRUIK VAN DIE NP EN DIE STAATSAPPARAAT SELF AS WERKTUIE VAN VERANDERING" (*Crocker,* 1980, p. 333).

Die Amerikaners het dus besef dat druk van buite nie die gewensde uitwerking gehad het of sou hê nie; die alternatief was dus die laaste fase van die sielkundige oorlogvoering, nl. die interne vernietiging. Die ooreenkoms met die gebeure in die res van Afrika is skrikwekkend. Die Amerikaners se man was P.W. Botha. Soos beide Generaal De Gaulle en Generaal De Spinola



was hy ook 'n militaris. Hy het vir homself naam gemaak as Minister van Verdediging wat die SAW uitgebou het tot die magtigste krygsmag in Afrika. Soos wat die geval was met Generaal De Gaulle, was dit dus iemand wat die Afrikaners sou vertrou; hy het tog deur die jare hulle weermag opgebou. Die belangrikste is egter dat hy, soos De Gaulle en De Spinola, effektief daarin sou kon slaag om die Weermag te neutraliseer. Deur die jare het hy sekerlik politieke aanstellings in die top-struktuur van die Weermag gemaak, en hy het sekerlik sy manne in die regte posisies gehad. (Iets wat later bevestig is deur die aanstelling van 'n Generaal, Genl Malan, as Minister van Verdediging – die eerste keer dat so iets gebeur sedert die NP in 1948 aan bewind gekom het.) Daar was ook die opsigtelike "degradering" van die SAP se rol en die "opgradering" van die SAW se rol. Beide Generaal De Gaulle en P.W. Botha het doelbewus 'n beeld van "kragdadigheid" opgebou, maar die oomblik toe hulle bewind oorgeneem is, begin om die een toegewing na die ander te maak... oënskynlik uit 'n posisie van krag.

Uit die relaas van Alf Ries in sy boek "Broedertwis" blyk dit baie opsigtelik dat Dr Mulder by verre die grootste aanspraakmaker op die titel van "troonopvolger" was. Wat veral in sy guns getel het, was die feit dat hy die Transvaal verteenwoordig het, en PW Botha die Kaap. Eersgenoemde het dus 'n ingeboude voorsprong gehad wat "in normale omstandighede nie maklik uitgewis kon word nie". (*Ries,* 1982, p. 8). Die enigste manier waarop hy dus kon wen, was indien sy teenstander effektief geneutraliseer kon word. Die Regering se hantering van die Inligtingskandaal het daarvoor gesorg.

Die interessante van die Inligtingskandaal is hoe selektief daar gewerk is met die lê van blaam. In enige ander demokrasie sou so 'n skandaal gelei het tot die bedanking van die regering en die hou van 'n algemene verkiesing, maar nie in Suid-Afrika nie. Kommissie na kommissie is aangestel om die saak te "ondersoek" en elkeen was maar versigtig om die blaam te lê: die swartskape was duidelik Dr Mulder en Dr Rhoodie. In sy boek "The Real Information Scandal" wat etlike jare na die petalje verskyn het, verskaf Dr Rhoodie dokumentêre bewys dat PW Botha net so betrokke by die hele saak was. Die N P het egter die boek doodgeswyg, en verbasend genoeg het die Engelse Pers wat altyd so giftig teen die N P was, en geen geleentheid laat verbygaan het om die party af te kraak nie – slegs neutrale resensies oor die boek geskryf. Daar is nooit van PW Botha verwag om sy posisie te verklaar nie. Vir enige kenner van die Suid-Afrikaanse politieke toneel vir die laaste veertig jaar is hierdie reaksie, om die minste te sê "verstom-

mend". (*Verwys The Real Information Scandal,* pp. 736 – 738). Dis eienaardig dat alhoewel Engelse joernaliste lasteraksies gewaag het nie een van die beweerde medepligtiges hulle op hierdie terrein gewaag het nie.

Soos wat daar dus oor 'n tydperk doelbewus agter die skerms gewerk is om Generaal De Gaulle se terugkeer na die politiek te vergemaklik, is daar baie beslis ook deeglik agter die skerms gewerk om P.W. Botha se weg voor te berei. Die hele inligtingskandaal sal seker nooit opgeklaar word nie, maar kan net verklaar word met die woorde van President Rooseveld: "In die politiek gebeur niks per ongeluk nie. As iets gebeur kan jy daarop wed dat dit so beplan is." Enige persoon wat dink dat hierdie skandaal 'n spontane gebeurtenis was, en dat die enigste faktor op die spel 'n paar duisend rand se wanbestede fondse was, is beslis baie naïef. Die interessantste van alles was egter die feit dat Dr Eschel Rhoodie, na al die lawaai, toe deur 'n Suid-Afrikaanse hof onskuldig bevind is aan die wanbesteding van al daardie geld. Terwyl ons almal se aandag egter afgetrek is hierdeur, is ons regering onder ons neuse uit gekaap.

Vir enige bewys dat P.W. Botha wel die Amerikaners se man is, kan daar maar net weer na die geskrifte van Chester Crocker (die gereelde besoeker aan Mnr Pik Botha) gekyk word. Hy skryf onder andere soos volg: "P.W. Botha is glad nie so onbeweeglik soos sy voorganger John Vorster, wat betref party-eenheid nie. Laasgenoemde het op 'n keer gesê dat hy weier om 'n enkele NP koukus-lid oor veelrassige sportbeleid te verloor. Dog Botha verwelkom verkiesingsteun deur nie-Afrikaners en mag dit dalk voordelig ag om van so twintig, dertig ultras ontslae te raak." (Geskryf 1980). "Botha en sy instemmende luitenante se primêre probleem is hoe om die Afrikanerdom te organiseer en weg te voer van die Verwoerdideologie se doodloopstraat. Die antwoord is geleë in die gebruik van die NP en die staatsapparaat self as werktuie van verandering. Oor die afgelope twee jaar was Suid-Afrika se "nuwe nasionaliste" druk besig met die bou van koalisies binne die party en staatsmasjinerie." (*Crocker,* 1980, p. 333).

So oortuig was die Amerikaners van hul sukses, en hul vermoë om die volk en sy verteenwoordigers in die hoogste gesag (waarna smalend verwys is as: "'n klomp boere, afgetrede onderwysers en onsuksesvolle besigheidsmanne") permanent 'n rat voor die oë te draai, dat Chester Crocker selfs die spesifieke werkswyse van die oorname beskryf het: "Sedert die ampsaanvaarding in 1978 het Botha en sy koalisie in Afrika-nasionalistetaal, die ekwivalent van 'n VERTRAAGDE STAATSGREEP (a drawn-out coup d'etat) uitgevoer. Die resep vir hierdie greep het verskeie bestanddele, waarvan die eerste is om 'n stewige koalisie van eendersdenkende moderniste en persoonlike bondgenote uit te bou. Die koalisie het geleidelik tot stand gekom en beslag gekry met die Augustus 1980 kabinetskommeling, waarskynlik die onthullendste verskuiwing in 'n geslag. Sleutelbondgenote is ondermeer Alwyn Schlebusch (OVS NP-leier wat Botha se premierskap beklink het). Chris Heunis (Kaaplandse NP-leier), Fanie Botha (toesighouer oor die Wiehahn- en Riekertkommissies), Kobie Coetzee, R.F. Botha (Buitelandse Sake), Piet Koornhof (die bekendste hervormer op die gebied van rassebeleid). Daarbenewens is Botha nou in staat om politiesbetroubare mense in sleutel-kabinetsposte en die Presidentsraad aan te stel, selfs sonder 'n sterk party-basis. Puik voorbeelde is Magnus Malan en Gerrit Viljoen." (*Ibid,* p. 334). Ten tye van hierdie skrywe het Crocker selfs oor inligting beskik van gebeure wat eers in 1982 sou plaasvind, twee jaar later... onder andere Mnr Heunis se toekomstige portefeulje. Dit mag wees dat Chester Crocker buiten al sy ander "positiewe eienskappe" ook nog 'n siener van formaat is, maar dit word betwyfel.

Hy het nog verder gegaan in sy omskrywing van die strategie wat gevolg moet word om die Afrikanervolk tot ondergang te dwing: "Tweedens spits ons ons alte dikwels op die verkeerde strydpunt toe: die uiteindelike doel, i.p.v. hoe om dit te bereik. Die aftakeling van apartheid en die skepping van 'n nuwe nie-rassistiese bestel gaan plaasvind nóg deur middel van 'n skielike drastiese daad nóg deur een toegewing in een ooreenkoms. Honderde besluite, uitgerekte onderhandelings en heel waarskynlik 'n kombinasie van geweld en politiek sal die daeraad van 'n nuwe eeu vir Suid-Afrika voorafgaan." (*Ibid.,* p. 327). Hy stel dit dus onomwonde dat ons baie geleidelik ten gronde gerig sal word, so geleidelik dat ons hopelik niks agterkom voordat dit te laat is nie. Dit is nie moeilik vir Amerikaners om sulke dinge te skryf nie – hulle het baie jare se ervaring in die ondermyning van ander volke, hulle weet presies waarvan hulle praat. In teenstelling met die Afrikaners leer hulle nie net die lesse van die geskiedenis nie, hulle skryf ook daardie lesse voor. Hoe gedetailleerd hul beplanning is, kan gesien word in die "aanbevelings" van die Rockefeller Foundation. Dit gee aan elke Afrikaner 'n stap-vir-stap uiteensetting, nie net van die Amerikaners se doelwitte met ons nie, maar ook die maniere waarop hulle van plan is om daardie doelwitte te bereik. Niemand gaan sulke gedetailleerde doelstellings opstel as hulle nie vas van plan is om hulle te verwesenlik nie.

**Die Botha-Moralisme in Aksie**

P.W. Botha is in besonder 'n beroepspolitikus. Reeds in 1936 is hy aange-

stel as organiseerder van die Nasionale Party. Dit was dus in die storm-en-drang-jare van die smelting toe Dr Malan en 'n groepie volgelinge nie wou saamgaan met die "regering van nasionale eenheid" nie. Hy is 'n Vrystater van geboorte maar het omtrent sy hele volwasse lewe in die Kaap deurgebring waar hy dan ook toenemend onder die invloed van die Kaapse establishment gekom het. (*Ries*, 1982, p. 27 – 29).

Hy is een van die enigste, indien nie die enigste, oorblywende lede van die N.P. wat reeds met bewindsaanvaarding in 1948 sy plek in die parlement gaan inneem het. Hy was dus van die begin af baie intiem betrokke by die ontplooiing van die beleid van "Afsonderlike Ontwikkeling" en het elke fase daarvan deurgegaan en ondersteun. Hy is mettertyd deur Dr Verwoerd aangestel as Adjunkminister en in 1961 as Minister van Kleurlingsake. Daar het hy baie spesifieke beginsels ondersteun. Op daardie stadium was daar reeds heelwat druk vir direkte verteenwoordiging van die Kleurlinge. "Dr Verwoerd was gekant teen die beweging ten gunste van regstreekse verteenwoordiging, en hy het die Federale Raad van die Nasionale Party beweeg om 'n verklaring daarteen uit te reik. Mnr Botha het hom ondersteun." (*Ibid.*, p. 32).

Vir baie jare daarna het hy hierdie "beginsel" konsekwent gehandhaaf. In 1964 het hy dit soos volg geformuleer: "Geen politieke party wat dus die belange van Blanke Suid-Afrika op die hart dra en glo in die geluk en vooruitgang van ons land... kan die beginsel van direkte verteenwoordiging (van Kleurlinge in die parlement) as oplossing voorhou nie. (Hansard 10 April 1964, kol. 4117). In 1965 het hy weereens op vrae van die VP-lid Mnr Japie Basson geantwoord oor waarom daar nie direkte verteenwoordiging van die Kleurlinge moet wees nie: "Omdat jou hele morele standpunt in duie stort. In die tweede plek as jy 'n Kleurling toelaat om hier te sit watter reg het hy dan om aan hom te sê: Jy kan saam met my in dieselfde Volksraad sit maar ek verbied jou om saam met my in dieselfde skool te sit. Jy kan saam met my in die Volksraad sit, jy kan jou vrou en kinders hier inbring om getrakteer te word, maar ek verbied jou om saam met my in dieselfde residensiële gebied te woon. Watter reg het jy om sosiale skeiding en residensiële skeiding buite toe te pas as jy daardie sosiale skeiding hier afbreek in die hoogste Raadsaal van jou land?". Ook in 1968 het hy voortgeborduur in hierdie trant: "... want dit bring die opposisie in direkte teenstelling met die BEGINSEL waarna ek aan die begin van my toespraak verwys het, 'n stryd met een van die hoekstene waarop Uniewording in 1910 plaasgevind het, NAAMLIK DAT HIERDIE PARLEMENT UIT BLANKES ALLEEN SOU BESTAAN. Sonder hierdie beginsel sou



daar nooit 'n unie kon wees nie en daarsonder sou daar ook nie 'n republikeinse grondwet gewees het nie. Daardie BEGINSEL was nog altyd een van die hoekstene waarop Suid-Afrika gebou het." (*Hansard*, 4 Maart 1968, kol. 1561).

Uit hierdie en ander uitsprake is dit dus duidelik dat P.W. Botha besliste menings gehuldig het oor "magsdeling". So was hy dan ook betrokke by die verwydering van die Kleurlinge van die gemeenskaplike kieserslys en die ontneming van hul burgerregte in die vyftigerjare. Hier het ons 'n man wat vir dertig jaar geloop het saam met die ontplooiing van Afsonderlike Ontwikkeling in Suid-Afrika, en dit oënskynlik altyd ondersteun het. Tog, die oomblik toe hy die premierskap oorneem begin hy lynreg in die teenoorgestelde rigting beweeg. 'n Man stap vir dertig jaar van sy lewe noord met 'n pad, in die een en dertigste jaar maak hy 'n 180 grade-omkeer en begin suid stap, terug vanwaar hy gekom het, maar hy sê steeds dat hy op dieselfde pad is, en dat hy sy bestemming nader!

Hier is nie sprake van 'n gedeeltelike aanpassing van beleid nie, hier is sprake van 'n absolute handomkeer. Dinge wat die man vir dertig jaar bely het as "beginsels" word skielik "heilige koeie". Sulke optrede kan op verskeie wyses geïnterpreteer word. Die eerste is dat P.W. Botha 'n absolute beginsellose man en opportunistiese politikus is wat dwarsdeur sy lewe eenvoudig sy seile na die wind gedraai het om sy persoonlike loopbaan te bevorder. Dit is seker nie onmoontlik dat dit wel die geval is nie, maar dit lyk 'n bietjie vergesog dat 'n man vir soveel jare met 'n Judaskleed kon geloop het. Die enigste ander moontlikheid is dat die Amerikaners hom een of ander tyd beetgekry het en dat hy sielkundige in duie gestort het voor hulle aanslag. Hierdie moontlikheid lyk baie meer aanvaarbaar in die lig van die gegewens waarna reeds verwys is. Die feit dat die Amerikaners geweet het dat hy hul man is, en die noue verbintenis wat hy met persone soos Chester Crocker het, maak dit duidelik dat hulle hom op een of ander manier in die sak het.

Hierdie uitsprake van hom waarna pas verwys is, moet in ag gehou word en vergelyk word met dit wat hierna sal volg. Met sy bewindsoorname het Botha stadig maar seker die Amerikaners se meesterplan begin implementeer. Die vraag is hoe hy daarin geslaag het om die volk vir soveel jare 'n rat voor die oë te draai. Hierdie vraag het vele antwoorde, maar daar moet in meer besonderhede op enkeles ingegaan word. Een van die belangrikstes is 'n sielkundige aanslag identies aan die wat die Amerikaners al vir baie jare teen ons voer. Die doel hiervan is om die Afrikaner te stroop van sy morele begronding en hom te laat twyfel. Dieselfde meganisme wat die Afrikaniste

al vir soveel dekades teen die Blankes aanwend, het P.W. Botha nou teen sy eie volk begin aanwend. Dit was om sy politieke kruistog te klee in die terminologie van 'n humanistiese christelikheid. Hy het geweet dat die Afrikaner se Christenskap sy krag en sy swakheid is, en hy het geweet hoe om dit tot sy eie voordeel uit te buit. Reeds in Junie 1979 het hy in 'n toespraak in George gesê dat "elke geslag die reg het om weg te doen met uitgediende praktyke." Hierdie woorde sou die voorteken wees van wat sou volg. Die eerste skote in die nuwe aanslag het egter teen die einde van Julie 1979 in Upington geklap, waar Botha sy bekende "Pas aan of sterf"-toespraak gelewer het. "Hy het 'n sterk godsdienstige toon aangeneem en sy volgelinge toegespreek oor die liefde vir die medemens. "Die mense moet nie sê hulle glo in die Christelikheid van die party en dan terselfdertyd van die regering verwag om Bruin en Swart belange te verwaarloos nie. Dit sal nóg Christelik, nóg Nasionaal wees." (*Van Rensburg,* 1981, p. 347).

Waarop hierdie uitspraak neergekom het, was dat Botha se nuwe politieke planne die "Christelike" uitweg was, en dat enigeen wat dit verwerp, "onchristelik" optree. Sy gebruik van woorde het duidelik geïmpliseer dat hy die Christelike weg voorstaan en dat alle "ware Christene" hom moes volg. Hy was baie oortuig van die effektiwiteit van hierdie taktiek en dit sou vir 'n geruime tyd 'n kenmerk van sy toesprake bly. In September 1979 het hy tydens die NP se Transvaalse Kongres op dieselfde trant voortgeborduur: "Ek haat geen Swartman, en ek haat geen Indiër of Kleurling nie. En as die kongres dink ék moet hulle haat, dan hoort ek nie hier nie. Dieselfde God wat my geskape het, is ook verantwoordelik vir daardie mense se bestaan." (*Van Rensburg,* 1983, p. 144). Hierdie uitspraak kan op verskillende wyse geïnterpreteer word. Eerstens dat almal op die kongres wat nie sy planne ondersteun nie "die nie-Blankes haat". Tweedens dat hy die enigste persoon met "liefde" is en daarom moet almal met "Christelike liefde", hom volg. Derdens word die woord "haat" hier oënskynlik gelykgestel met die ou bedeling en "liefde" met sy nuwe planne. Op sy beurt impliseer dit weer dat afsonderlike ontwikkeling op haat gebaseer was, iets wat baie beslis nooit die geval was nie. Indien dit was, dan is ook Botha se "christelike liefde" van redelik-onlangse oorsprong en het hy vir meer as 30 jaar in haat geleef.

Die doel van hierdie uitsprake is egter om die volk te verwar, om hulle te laat twyfel aan hul Christelike begronding. As Botha kon insinueer dat "Afsonderlike Ontwikkeling" onchristelik is, dan sou hy die volk se verset teen sy nuwe bedeling effektief kon neutraliseer. Terwyl hy dus die volle Christelike deug en sanksie vir homself toegeëien het, het hy gepoog om dit aan sy



politieke teenstanders te ontsê. Oor die Afrikanerverset teen sy nuwe planne het hy hom soos volg uitgelaat: "Dis jammer dat goeie Afrikaners hulle laat mislei deur mense wat hul politiek in haat voer en 'n karikatuur van die Afrikaner maak as 'n onvriendelike en onverdraagsame wese." (*Ries,* 1982, p. 83). Uitsprake soos hierdie is so verregaande in hul verwaandheid en eiegeregtigheid dat dit die meerderheid denkende Afrikaners net na hul asem laat snak. In sy politieke ywer is Botha bereid om tot enige lengte te gaan om Afrikaners wat van hom verskil met die grootste onverdraagsaamheid te probeer vernietig.

Na die skeuring wat hy binne die NP afgedwing het met sy nuwe kapitulasie-politiek, het hy op dieselfde manier voortgegaan om sy posisie te verskans. Op 'n NP-inligtingsvergadering in die Pretoria-stadsaal het hy aan 1200 amspdraers van die party gesê: "Ek kom na u as Afrikaner-Christen, en vra u om die regering te help soek na oplossings wat sal meebring dat Kleurlinge in die land van hul geboorte nie hul geboortereg ontneem word nie." (*Ries,* 1982, p. 33). Instede daarvan om 'n beroep op hulle te doen om agter 'n goeie beleid aan te beweeg, is daar 'n beroep op hul Christenskap gedoen.

Ook in 1983 het Botha in sy Geloftedagtoespraak op Hartenbos 'n beroep op die Afrikaanse Taal en Kultuurvereniging gedoen, sowel as op ander soortgelyke organisasies, om hulle deure oop te maak vir minderheidsgroepe. Hy het voortgeborduur op sy tema van "liefde" en verklaar dat Geloftedag by uitstek 'n dag van liefde is. "'n Volk en 'n land kan nie op haat gebou word nie, dit leer Geloftedag ons. Haat verteer en verwoes, daarom moet ons in Suid-Afrika aanhou om haat te beveg, ons moet haat met liefde beveg, selfs op die slagvelde van die operasionele gebied moet ons die haat wat teen Suid-Afrika en teen die Christendom in Suidelike Afrika losgelaat is, met liefde beveg. Ons moet daardie haat weerstaan met liefde, met pligsvervulling en met geloof." (SAUK TV 20h00 17 Des. 1983).

Uit hierdie pleidooi kan afgelei word dat die Afrikanervolk maar alles wat sy eie is moet prysgee aan vreemdelinge om te toon dat hy die Christelike liefde het. Enigeen wat weier om dit te doen is onchristelik, want hy lewe in haat. Die Afrikaner het Geloftedag nog nooit met "haat" gevier nie, en dit is verregaande van Botha om dit te beweer; dit is nog altyd gehou as 'n dag van verootmoediging.

Uit al hierdie uitsprake kan daar dus gesien word hoe die interne sielkundige aanslag teen die Afrikaner geloods is. Christelikheid is as rede aangevoer

waarom die Afrikaner sy duurgekoopte vryheid moet prysgee. Die absolute blatante wyse waarop Botha hierdie aanslag geloods het, en die onverdraagsaamheid waarmee dit gevoer is, maak dit duidelik dat ons nie hier te doen het met 'n toevallige gebeurtenis nie, maar met 'n doelbewuste en deeglik-beplande veldtog om Afrikanerverset teen sy kapitulasie politiek effektief te neutraliseer. Uit gebeure tot op hede, is dit dan ook duidelik hoe hy daarin geslaag het om 'n groot deel van die volk 'n rat voor die oë te draai. Op 17 September 1981 het die Amerikaanse professor Samuel P. Huntington 'n lesing aan die RAU gegee met die volgende titel: "Reform and Stability in a Modernizing Multi-Ethnic Society". Daarin het hy onder ander die volgende uitspraak gelewer: "Dit lê in die wese van die hervormer dat hy dubbelsinnigheid, geheimhouding en misleiding in die werk moet stel om sy doel te bereik. Die suksesvolle hervormer is altyd 'n meester-politikus. Hy sal die trou van sy ou volgelinge moet bly behou wanneer hy hulp en ondersteuning uit nuwe oorde opeis. Hy sal nou verskeie heeltemal verskillende gehore moet bevredig... terwyl hy terselfdertyd oor die politieke vermoë en aanpasbaarheid moet beskik om klippe uit die pad te rol en terug te krabbel, om bondgenote en vyande van een strydpunt na die ander te voer, om draaikolke en getye van openbare mening aan te voel en sy eie optrede dienooreenkomstig te bereken, en OM SY UITEINDELIKE DOELWIT AGTER SY WELSPREKENDHEID VAN DIE OOMBLIK TE VERBERG". (*Strydom*, 1984, p. 1 – 5).

**Politiek van Misleiding**

Die tweede meganisme wat Botha dan ook meesterlik aangewend het, is die politiek van misleiding. Om te bepaal wanneer die regering begin het met 'n doelbewuste beleid van misleiding is baie moeilik. Teen die middel van die sewentiger jare het dit vir die eerste keer aan die lig gekom dat die regering doelbewus besig was om die volk te mislei. Een van die eerste insidente was Suid-Afrika se betrokkenheid in die Angolese burgeroorlog. Alhoewel die hele wêreld geweet het van die Suid-Afrikaanse betrokkenheid, is hierdie inligting doelbewus van ons weerhou. Daarna is daar haastig 'n wet aangeneem wat die gebruik van ons soldate buite ons grense gewettig het. 'n Volgende geval van doelbewuste misleiding was t.o.v. Rhodesië. Alhoewel Mnr Vorster in die openbaar verklaar het dat hy geen druk op Rhodesië uitoefen nie, moes ons later verneem dat hy selfs sover gegaan het om brandstofvoorrade te weerhou om sodoende die Blankes onder 'n Swart regering in te dwing. Hierdie voorvalle het 'n presedent geskep waarop later voortgebou sou word.

In die interne politiek dateer hierdie beleid terug na die algemene verkiesing



van 1977, toe daar kennelik afgewyk is van die verklaarde beleid, maar die nuwe beleid nie openlik aan die kieserspubliek voorgehou is nie. Om die volk onder 'n wanindruk te hou, is daar gebruik gemaak van terminologiese gimnastiek. Daar waar "magsdeling" ter sprake was, is dit verbloem met woorde soos "magsverdeling" en "medeverantwoordelikheid".

In die toekoms sou die beleidsverklarings doelbewus so vaag as moontlik gehou word. In Augustus 1979 het Mnr Botha sy bekende Twaalfpuntplan bekend gemaak. Die drie belangrikste vernuwings, punte 2, 3 en 4, is doelbewus vaag gehou:

2. Die aanvaarding van vertikale differensiasie, met die ingeboude beginsel van selfbeskikking op soveel vlakke moontlik. (Hierdie uitspraak kon doodeenvoudig enigiets beteken van die behoud van die ou beleid van Afsonderlike Ontwikkeling tot die aanvaarding van 'n eenheidstaat-beleid vir alle rasse).
3. Die daarstelling van staatkundige strukture wat sover as moontlik gekonsolideer is. 'n Deel van hierdie gebiede se selfbeskikkingsreg is om na hul eie oordeel tot onafhanklikheid te ontwikkel. (Hierdie punt maak gladnie eers sin nie. Skaars een persent van die volk kon enigsins 'n idee gehad het van wat presies hiermee bedoel is.)
4. Die verdeling van mag tussen Blanke Suid-Afrikaners, Kleurlinge en Indiërs, met 'n stelsel van konsultasie waar gesamentlike belange geraak word. (Buiten die breë beginsel van "verdeling van mag" is daar aan die regering 'n blanko tjek gegee vir die uitvoering van die beleid.) (*Ries*, 1982, p. 42). (Kommentaar in hakies deur die skrywer).

By Upington het Botha verklaar dat "beleid" sy prerogatief is en dat hy dit kon verander soos hy goed dink. In 1980 het hy dan ook voortgegaan met 'n ingrypende grondwetlike verandering, naamlik die afskaffing van die Senaat, sonder dat die volk se mening ooit daaroor getoets is. Die Senaat se funksie was nog altyd om te waak oor die volk se belange en oorhaastige wetgewing te keer of te vertraag. Na die afskaffing daarvan het dit duidelik geword waarom dit moes verdwyn; Botha het doodeenvoudig met haas die een "verandering" na die ander sonder weerstand deur die parlement geloods. Op 3 Februarie 1981 het sy nuwe Presidentsraad ook vir die eerste keer byeengekom en het die Grondwetkomitee onder leiding van Dr Worral begin met die ondersoek na 'n nuwe grondwet. Dit het toenemend duidelik geword dat Botha kon maak net wat hy wou, daar was eenvoudig geen beperkinge aan sy mag nie.

In 1981 het Suid-Afrika weer na die stembus gegaan, 'n mens sou verwag

dat die nuwe alternatiewe op 'n oop en rasionele wyse aan die kiesers voorgelê sou word om daaroor te besin en te besluit. Maar moet nie glo nie! Soos by die vorige twee verkiesings, is alle moontlike metodes aangewend om die kiesers te beïnvloed, behalwe om hulle 'n sinvolle keuse t.o.v. die nuwe grondwetlike bedeling toe te laat. Dr Van Rensburg sien die veldtog soos volg: "Soos Stanley Uys, die Rand Daily Mail se Londonse redakteur onlangs voorgestel het, is daar niks onlogies aan Mnr Botha se taktiek om 'n VERKRAMPTE verkiesingsveldtog te voer om VERLIGTE doelwitte te bereik nie. Die aanval op ANC-huise in Maputo op 30 Januarie 1981, het die toon van die veldtog bepaal – beelde is opgetower van 'n horde vyande wat op die grense saamtrek. Toe kom die aankondiging van die gevange Russiese spioen binne-in die land. Volgende het Mnr Botha die VN omtrent uitgedaag om sanksies in te stel. Die Afrikaner is lief vir hierdie tipe kragdadigheid." (*Van Rensburg*, 1981, p. 351). Natuurlik is die verkiesing ook voorafgegaan deur grootskaalse salarisverhogings vir staatsamptenare. Instede van 'n oop gesprek het Botha weereens gebruik gemaak van die ou wekroepe vir eenheid teen die "totale aanslag" in die stryd om oorlewing. Weer het die N.P. dus 'n oorwinning behaal, nieteenstaande die feit dat meer as 200 000 Afrikaners nie meer vir die grap geval het nie.

Hier is dus toenemend sprake van blatante oneerlikheid teenoor die kiesers.

Die party was so verseker van sy posisie dat hy eenvoudig oor die kiesers geloop het.

Nieteenstaande hierdie grootskaalse misleiding, ontstaan daar egter nou toenemende onrustigheid in Afrikanergeledere. Al hoe meer mense kry die gevoel dat hulle die regering nie meer kan vertrou nie. In 1982 volg daar 'n breuk in die N.P. en die Konserwatiewe Party kom tot stand. Die breuk het gekom oor die kwessie van magsdeling. Tot op daardie stadium is daar telkens 'n mandaat gevra vir "magsverdeling", en toe die volk sy oë uitvee, word dit "gesonde magsdeling". Weereens gaan die regering en sy pers uit hul pad om hierdie mense te beswadder en af te takel. Nou volg daar 'n aantal tussenverkiesings waarin dit toenemend duidelik word dat die regering besig is om baie vinnig steun te verloor. Dit word ook toenemend duidelik dat hy vinnig sal moet speel om sy planne deurgevoer te kry. Vanweë die N.P. se vrees vir 'n algemene verkiesing, kondig Botha aan dat 'n referendum gehou gaan word oor die nuwe grondwetlike bedeling. Dit op sigself was die eerste erkenning van die N.P. se kant dat hy al drasties afgewyk het van die tradisionele NP-beleid. Weereens gaan die regering uit sy pad om die volle konsekwensies van die nuwe grondwetlike bedeling vir die kiesers



te verberg. Op staatskoste word verkiesingsbrosjures uitgegee om die kiesers te mislei. Allerhande beloftes word gemaak. "'n Intense referendumveldtog word gevoer, wat 'noodgedwonge' gekenmerk word deur die blatante misbruik van die massa-media, veral die Televisie, om die Ja-stem te propageer. Daar word gekonsentreer op emosie in plaas van die feitelike inhoud van die voorgestelde grondwet. Die taktiek van die vorige twee verkiesings werk weer. Die troefkaart word op die vooraand van die referendum gespeel. Met die ANC-wolf as skaapwagter word die stemvee weer veilig in die kraal van die N.P. gejaag." (*Strijdom*, 1984, p. 17).

Kort na die referendum word die een belofte en waarborg na die ander opgeskeur. Afsonderlikheid word gemeenskaplikheid, die Ontugwet, die Wet op Gemengde Huwelike en die Wet op Politieke Inmenging, word almal sonder meer geskrap... nieteenstaande beloftes. Die regering gaan egter nog veel verder as dit. Verkiesings word uitgestel tot 1989. Die regering gebruik onwettig 'n referendum, wat nie eers 'n grondwetlike meganisme is nie, om 'n mandaat vir die regering te bepaal. Die saak word vererger deur die uitslae van die Kleurling- en Indiërverkiesings: in elkeen is daar 'n stempersentasie van minder as 20%. Die vraag is dus vir wie hierdie regering verteenwoordig: dit is hoogs te betwyfel of hy die Afrikanervolk verteenwoordig, óf die Kleurlinge óf die Indiërs. Nieteenstaande beloftes gaan die regering voort om die Provinsiale Rade af te skaf en te vervang met Streeksrade waarin Swartes ook sitting sal hê. Dit het die Amerikaners en hul man P.W. Botha slegs agt jaar geneem om die land gereed te maak vir 'n Swart oorname en die Afrikaner te verdoem tot absolute politieke hulpeloosheid. Dieselfde werkswyse is gevolg as in al die ander Afrikastate. Iets wat hierdie situasie nog duideliker maak is die feit dat een van die regeringsargumente ten gunste van 'n Ja-stem was dat ons "ons vriende in die buiteland tevrede sal stel en hulle in staat sal stel om ons te verdedig." Nogtans, nieteenstaande al die toegewings. Ons internasionale posisie het inderdaad nog verder versleg. Hierdie feit maak dit duidelik dat die buiteland slegs een toegewing wil hê: "Swart meerderheidsregering". Alle ander toegewings is van nul en gener waarde.

**Waar is ons verteenwoordigers?**

'n Vraag wat baie Afrikaners pla, is: Wat het geword van die Afrikaners in die parlement? Hulle is sekerlik nie almal volksvyande nie? Dit is waar, maar hulle is almal net so effektief geneutraliseer soos die volk daar buite. Omdat daar min van hulle is wat die omvang van die interne sielkundige aanslag begryp, is daar min van hulle wat bereid is om op te staan en getel te

word. Hulle verkeer nog onder die illusie dat ons hier slegs te doen het met 'n tipiese kleinskaalse partypolitieke twis, en dat hulle lojaliteit by hul party lê. Hulle besef egter nie dat hulle soos vrot velle weggegooi sal word, soos in die ander state, nadat hulle hul rol gespeel het nie. Die stryd wat homself hier afspeel, gaan veel wyer as bloot 'n KP/NP stryd.

Daar moet egter gekyk word hoe Botha daarin geslaag het om homself in 'n onaantasbare posisie te verskans.

In die eerste afdeling van hierdie boek is daar verwys na die ontwikkeling van die partypolitieke sisteem in Suid-Afrika. Een van die aspekte van belang is die koukussisteem wat onafhanklike denke totaal in die ban doen. Óf 'n verteenwoordiger van die NP aanvaar elke aspek van regeringsbeleid onvoorwaardelik, of hy word geskors uit die party. Die werking van hierdie sisteem het baie duidelik geblyk uit die 1969-voorval toe vier LV's en een Minister uit die Party geskors is omdat hulle aspekte van regeringsbeleid nie kon aanvaar nie.

Vanweë die doelbewuste wasigheid waarin Botha sy kapitulasiepolitiek gehul het, het dit toenemend duidelik geword dat daar in die toekoms probleme sou ontstaan. Nie net was daar grootskaalse verwarring onder die volk nie, maar ook onder die verteenwoordigers. In sy Upington-toespraak het Botha dit ook duidelik gestel dat alhoewel "Beginsel" die prerogatief van die Party-kongresse is, beleid sy prerogatief is. Met ander woorde, dat hy homself ten volle die reg toegeëien het om Partybeleid "aan te pas" soos hy goeddink. Sulke diktatoriale optrede sou uiteraard tot wrywing aanleiding gee en op 18 September 1979 het Botha die volgende verklaring gemaak: "Voortaan gaan dissipline binne die kabinet streng toegepas word: óf die ministers hou hulle by die beginsels van die party, en by die beleid soos die kabinet dit neerlê, of hulle is nie meer in die kabinet nie." (*Ries*, p. 83). Die groot vraag het egter geword: wie bepaal die beleid? In 1980 het Botha die volgende stelling gemaak: "As ons verskille het, maak dit binne die N P uit; as die leier uiteindelik sy beslissing gegee het, kom ons loop dan daardie pad." (*Ibid.*, p. 87). Daar was dus nou nie meer sprake van gemeenskaplike besluite nie, P.W. Botha besluit alleen, en óf die Kabinet aanvaar dit, óf hulle word uitgeskop. Met die party-skeuring van 1982 is dit presies wat gebeur het. Mnr Botha het skielik verklaar dat "magsverdeling" nou "gesonde magsdeling" geword het; tussen die twee begrippe is daar 'n hemelsbreë verskil. Sommige lede van die koukus het dit verwerp, met die gevolg dat 'n krisis ontketen is. Terwyl die besprekings aan die gang was, het Fanie Botha die volgende voorstel ingedien: "Dit het gelui dat die koukus sy vertroue en ongekwalifiseerde steun aan die Eerste Minister en hoofleier



van die N P uitspreek, in sy leiding en VERTOLKING van die beleid van die Nasionale party." (*Ibid.*, p. 119). Met ander woorde, die hoofleier het nou 'n absolute blanko tjek ontvang om die beleid van die N P te "vertolk"; indien enige persoon hierdie vertolking verwerp, word hy uitgeskop.

In teenstelling hiermee was Dr Treurnicht se houding die volgende: "Ek betreur die feit dat sake vandag in die koukus van die Nasionale Party so verloop het dat 'n aantal volksraadslede moes stem teen 'n mosie wat ongekwalifiseerde instemming met die interpretasie van beleid geëis het. Hierdie lede staan by die beleid van die Nasionale Party soos deur sy kongresse goedgekeur." (*Ibid.*, p. 130). Botha het egter die reg toegeëien om self beleid te verander. Toe daar nie eenstemmigheid bereik kon word nie, is die lede uit die N P geskors.

Uit hierdie relaas kan gesien word oor welke mag Botha beskik in die Parlement. Nie een van die volksverteenwoordigers kan dit waag om met hom te verskil oor enige aspek van beleid as hulle nie vas van plan is om uit die N P te bedank nie. Die meeste van die LP's is ook afhanklik van hul salaris as LP en kan nie ligtelik so 'n besluit neem nie, met die gevolg dat die meerderheid van hulle maar liewer swyg, of hulle saamgaan met beleid of nie.

Daar is egter ook nog 'n verdere dimensie t.o.v. Botha se magsgreep. Hy het nie net die koukus waar hy hom wil hê nie, hy funksioneer ook toenemend onafhanklik van die Nasionale Party en Parlement as geheel: "Die effektiewe mag van die regering beweeg toenemend verby die Parlement en Party. Sekerlik het die reeks partykongresse van 1980 die mite vernietig dat dit hulle is wat die argitekte van partybeleid is." (*Van Rensburg*, 1981, p. 306). Hy gebruik slegs die partykongresse as 'n rubberstempel om 'n mate van wettigheid aan sy diktatuur te verleen. Van veel groter belang vir hom is die Presidentsraad, wie se lede nie verkies is nie, en dus nie verantwoordelik is aan die volk nie. Die mense wat die nuwe grondwet vir ons opgetrek het was nie eers volksverteenwoordigers nie. Dit is dus duidelik dat P.W. Botha homself in 'n onaantasbare posisie verskans het. Eerstens het hy homself met die 1980 Kabinetskommeling omring deur 'n horde liberaliste. Hierdie mense is nie net aangestel omdat hulle goeie administrateurs is nie, maar veral omdat hulle links is. Dit kan gesien word in die manier waarop Dr Treurnicht byvoorbeeld behandel is toe hy nog in die N P was. As Transvaalse leier van die N P was hy geregtig op 'n belangrike portefeulje wat by sy posisie moes pas. Tog is hy uitgeskuif – toe hy uiteindelik in die kabinet opgeneem is – na die onbelangrike portefeule van Statistiek.

In die praktyk moet daar eers eenstemmigheid oor 'n saak in die kabinet

verkry word voordat dit na die koukus geneem word. Die koukus is 'n baie apatiese liggaam en bekragtig gewoonlik kabinetsvoorstelle sonder ernstige besware. Hermann Giliomee wat egter 'n studie gemaak het van die regering se magstruktuur, maak die volgende stelling: "As in die kabinet egter 'n redelike mate van konsensus oor 'n sekere saak heers, is die koukus of die kongresse nie in die posisie om hom van koers te laat wysig nie." (*Giliomee*, 1981, p. 174). Met ander woorde, hy beskik oor onbeperkte mag. Vir 'n LP wat wil vooruitgang maak is die druk om te konformeer ontsettend. Soos wat daar in die daaglikse lewe min mense is wat sonder meer van hulle werkgewer sal verskil oor kardinale sake, so wil die NP-LP's ook nie verskil nie. Dieselfde situasie vind plaas in die kongresse: "Botha se onderbeklemtoning van die rol van die kongresse hang saam met sy standpunt wat hy in 1979 gestel het: dat die partyleiding beginsels en beleid vreesloos moet implementeer; as dit die regte rigting inslaan, sal die mense hulle agter die partyleiding skaar. Botha het inderdaad op die Transvaalse partykongresse van 1979 en 1980 standpunte gestel wat sekerlik nie die steun geniet het van 'n aansienlike deel van die kongresgangers nie. Tog is die mosies van steun met weinig teenkanting aangeneem." (*Ibid.*, p. 167).

Daar is dus ongetwyfeld weinig sprake van 'n demokrasie in die land. Die enigste man met absolute mag tot besluitneming is P.W. Botha. Natuurlik kan mense met hom verskil, maar nie openlik nie, want dan word hulle summier geskors uit die party uit. Om hierdie magsposisie te versterk het Botha ook 'n buite-party-magsbasis geskep. Die eerste is die SAUK wat heeltemal onder sy beheer is, die tweede sy eie departement wat volgens beraming 'n personeel van meer as 1000 mense het. Dan volg daar ook nog die navorsingsliggame soos die RGN wat hy kan gebruik om sy planne te regverdig en daaraan die skyn van wetenskaplike begronding te gee.

Voeg daarby letterlik die hele Afrikaanstalige pers wat nog altyd die skoothondjie van die N.P. was. Een van die belangrikste liggame is die Staatsveiligheidsraad. Na sy bewindsoorname het daar 'n opgradering van Weermags betrokkenheid plaasgevind; so is die Buro vir Staatsveiligheid byvoorbeeld vervang deur Militêre Inligting as die belangrikste organisasie. Op die Staatsveiligheidsraad het senior militêre persone sitting; politieke aanstellings wat hy deur die jare gemaak het, sowel as mense van die privaatsektor. Hulle is dus almal mense wat nie verantwoording aan óf die volk óf die party verskuldig is nie. Hierby kan natuurlik die belangrike Presidentsraad ook genoem word. Dan is daar ook die superamptenare wat hy aan die hoof van die verskillende departemente gestel het; dit is nie noodwendig mense wat deur die hiërargie uitgestyg het nie, maar weer politieke



aanstellings; mense wat sal sorg dat sy beleid uitgevoer word.

Uit al hierdie inligting is dit dus baie duidelik dat P.W. Botha homself in 'n absoluut onaantasbare posisie verskans het. Daar is vandag niemand binne die strukture in sy beheer wat enige weerstand teen sy beleidsrigtinge kan bied nie. Hy het die hele staats- en partyapparaat absoluut oorgeneem en die enigste verset kan van buite kom.

**Quo Vadis**

Die vraag is waarom hy soveel mag nodig het en so onverdraagsaam is teenoor enige Afrikanerverset? Mag is slegs 'n middel tot 'n doel, en nie 'n doel op sigself nie. Die feit dat hy uit sy pad gegaan het om veral die Afrikaner so hulpeloos as moontlik te maak, spreek boekdele. Geen Afrikaner moet in staat gestel word om effektief weerstand te bied nie, daarom vorm intimidasie een van die belangrikste pilare van sy regering. Sy regering word gekenmerk deur 'n stelsel van voldonge feite. Byvoorbeeld: Die Provinsiale Rade *gaan* afgeskaf word, Sentrale besigheidsgebiede *sal* oopgestel word; die mielieprys *is* soveel; die brandstofprys *is* soveel. Streekdiensterade *sal* ingestel word. Dit *sal* veelrassig wees. Die lys is nimmereindigend en die Afrikaners kan dit maar net aanvaar. Enige verset word vergruis, soos wat byvoorbeeld met die mielieboere gebeur het toe hulle in verset gekom het teen sy mielieprys.

Mag is vir P.W. belangrik, omdat hy van plan is om beleidsrigtinge deur te voer wat hy weet nie deur die meerderheid Afrikaners vrywillig aanvaar sal word nie. Daarom moet dit deurgeforseer word.

**Twee tree vorentoe... een tree terug**

Buiten die doelbewuste beleid van misleiding word daar ook nog baie selektief te werk gegaan met 'hervorming'. Eerstens word daar verseker dat elke individuele toegewing klein genoeg is om nie grootskaalse verset uit te lok nie, en tweedens word daar gebruik gemaak van 'n dialektiese werkswyse. Laat ons kyk hoe die eerste werk:

Die rationale van hierdie werkswyse spreek uit die volgende voorbeeld: Indien 'n padda in 'n pot kookwater gegooi word sal sy gestel onmiddellik die skok registreer en sal hy uitspring. Indien dieselfde padda egter in 'n pot met koue water geplaas word waarvan die temperatuur geleidelik oor 'n lang termyn verhoog word, sal die padda nie uitspring nie maar inderdaad doodbrand.

Wanneer hierdie voorbeeld omgesit word in politieke terme dan spreek dit

vanself dat die regering die Afrikanervolk nie onmiddellik met Swart-oorheersing sal konfronteer nie omdat hy weet dat die volk die skok sal registreer en dadelik tot openlike verset sal oorgaan. Instede daarvan is ons dus in 'n politieke kookpot waarvan die temperatuur geleidelik verhoog word. Elke hervorming is 'net te klein' om grootskaalse verset uit te lok, maar 'groot genoeg' om die kapitulasie 'n tree verder te voer. Met elke klein treetjie word daar egter gebou aan 'n politieke raamwerk waarin swart oorheersing onafwendbaar word.

Om hierdie proses egter in praktiese terme oorgesit word. Eerstens is daar begin om Kleurlinge in die Weermag op te neem, min mense het gedink dit is belangrik genoeg om tot verset teen die regering oor te gaan. Toe word daardie toegewing egter die dun punt van die wig om ander toegewings af te dwing. P.W. Botha het verklaar dat aangesien die Kleurlinge 'veg en sterf' vir Suid-Afrika is dit onregverdig dat hulle oor geen politieke regte beskik nie. Omdat hulle dus in die Weermag is moet hulle politieke regte kry, daarom die Nuwe grondwetlike bedeling. Omdat hulle egter nou in die hoogste Raadsale van die land is mag 'n mens nie meer teen hulle 'diskrimineer' nie, daarom moet die 'Verbod op gemengde huwelike' en 'Art. 16 van die Ontugwet' verwyder word. Omdat daardie wette verwyder is en omdat almal nou gelyke regte het is dit mos immoreel om te sê hulle mag nie van sosiale geriewe gebruik maak nie. Nou word die Sentrale Sakegebiede, hotelle, restaurante, ens. oopgestel. Omdat daar dus reeds so baie integrasie is, is dit nie tyd dat die Wet op Groepsgebiede herroep word nie? En as dit eers gebeur het dan is daar die vraag of die kinders van nie-Blankes wat in dieselfde woongebied woon, nie na dieselfde skool kan gaan nie, ens. ens. ens. Dit is dus duidelik dat as die eerste tree eers op hierdie pad gegee is dan is daar net geen einde nie. In die VSA het hulle dieselfde pad geloop en ons het gesien dat dit geëindig het by **GEDWONGE INTEGRASIE**. In ander woorde die individue het nou nie meer die reg om hom daarteen te verset nie.

Die enigste saak waaroor die meerderheid Afrikaners so sterk voel dat hulle tot grootskaalse verset sal oorgaan, is die kwessie van 'n Swart oorname. P.W. Botha het homself nog glad nie in die openbaar ten gunste van Swart oorname uitgespreek nie, maar hy het ook vir baie jare homself uitgespreek teen "magsdeling" voordat hy ons voor 'n voldonge feit gestel het. Sy Amerikaanse raadgewers het dit ook duidelik gestel dat sy einddoel vir so lank as moontlik verbloem moet bly. Dit is naïef van ons om te verwag dat hy dit vir ons sal sê indien hy van plan is om so 'n beleid deur te voer; hy weet goed hy sal dan met grootskaalse verset te kampe hê. Prof. Huntington het die taktiek soos volg geformuleer: "Die sukses van elke afsonderlike



hervorming word vergemaklik deur 'n blitskrygtaktiek. Die voorgestelde hervorming word in betreklike geheimhouding ontwerp; dit word openbaar aan 'n klein groepie politieke leiers wie se steun vir die sukses daarvan onontbeerlik is; dan, op die geskikte oomblik, word dit dramaties onthul, politieke steun skielik in beweging gebring, en die hervorming spoedig deurgevoer voordat die teenstanders daarvan hulself doeltreffend kan mobiliseer en organiseer om te keer." (*Strijdom*, 1984).

Daar sal min mense wees wat sal kan ontken dat dit juis is wat die afgelope agt jaar aanhoudend gebeur het. Die vraag is egter steeds na die doel van die hervorming. In die Freedom Charter het die Swartes hul eise gestel, en in die Rockefeller Foundation se aanbevelings het die Amerikaners hul eise gestel. Dit is nl. 'n eenheidstaat waarin *alle* burgers gelyke regte ontvang. Omdat die Swartes so oorweldigend in die meerderheid is, impliseer dit reeds vanuit die staanspoor dat hulle onafwendbaar die politieke mag moet oorneem. Sedert sy bewindsaanvaarding het P.W. Botha doelgerig in daardie rigting beweeg; alle diskriminerende wette is afgeskaf en die Kleurlinge en Indiërs het gelyke politiek regte gekry. In die onlangse verlede het hy ook die burgerskap van alle Swartes erken en selfs toegegee dat die Swartes in die tuislande hul Suid-Afrikaanse burgerskap kan terugkry. Die morele grondslag waarop Botha homself geplaas het is dié van 'n eenheidstaat waarin alle burgers gelyke regte sal kry. Gesien die druk uit die buiteland, en van die plaaslike Swart bevolking, sal slegs die mees naïewe waarnemer kan bly glo dat dit nie op 'n Swart regering sal uitloop nie. Die staatkundige raamwerk daarvoor is klaar gelê, die morele grondslag (onder andere uitgewerk deur die RGN) is verskaf. Die beleid van Mnr P.W. Botha kan dus op niks anders uitloop as Swart oorname nie, dit is moreel en polities onafwendbaar. Die enigste persone wat dit nie raaksien nie, is die wat dit doelbewus nie wil raaksien nie.

In Julie 1986 het die Departement van Konstitusionele Ontwikkeling en Beplanning byvoorbeeld 'n dokument van 140 bladsye gepubliseer waarin hulle 'n volledige lys van hul 'hervormings' gee. Dit is nodig dat hierdie lys verbatim aangegee word.

Afskaffing van die verbod of Gemengde Huwelike;
Afskaffing van die Ontugwet;
Afskaffing van die Wet op Politieke Inmenging;
Opheffing van beperkings op 'ekonomiese aktiwiteite';
Skrapping van die ras spesifikasies in die Wet op Myne en Werke;
Oopstelling van Rolprent teaters, en ander teaters;

Afskaffing van permitte vir nie-Blankes om Blanke Universiteite by te woon;
Toelating van die Indiërs tot die Vrystaat en Noord-Natal;
Verwydering van Diskriminasie tov Immigrasie;
Afskaffing van Instromingsbeheer en 34 soortgelyke maatreëls;
Instelling van veelrassige streeksdiensterade;
Instelling van 'n veelrassige provinsiale administrasie;
Aanvaarding van die gesamentlike Natal/KwaZulu uitvoerende gesag;
Aanvaarding van 'n 'nuwe verstedeliking strategie';
Herstel van een Suid-Afrikaanse burgerskap vir alle rasse;
Oopstelling van sentrale sakegebiede;
Volle eiendomsreg vir Swartes;
Opheffing van gedwonge verskuiwings;
Skrapping van die Kleurgrens in die Drankwet;
Oopstelling van alle hotelle;
Eenvormige identiteitsdokumente vir almal;
Eenvormige belastingstelsel;
Rasionalisasie van Ontwikkelingsrade;
Publikasie van 'n Wet op 'n Nasionale Raad.
Daar moet egter onthou word dat hierdie slegs die 'hervormings' is wat aangebring is NA die instelling van die nuwe grondwet in 1984. Dit sluit nie al die toegewings in wat voor die tyd aangebring is nie.
Volgens die dokument is die regering ook verbind tot die volgende:
'n Onverdeelde Suid-Afrika, een burgerskap en universele stemreg; (dus Swart oorheersing)
Deelname en Verteenwoordiging vir almal;
Magsdeling tussen gemeenskappe;
Verwydering van rasse diskriminasie.
Indien enigiemand dus nog twyfel aan die regering se werklike doelwitte dan word dit hier baie duidelik uitgestip in 'n Regeringspublikasie. Die feit dat 'n regeringspublikasie homself openlik verbind tot 'n Swart oorname van mag... en nog steeds aan bewind bly bring 'n mens by die tweede werkswyse.
Sodra dit blyk dat verset tog besig is om kop uit te steek dan begin die sielkundige spel weer van vooraf aan. Dit is byvoorbeeld nie ongekend dat aanvalle op terroriste basisse enkele dae voor verkiesings plaasvind nie. Selfs die afkondiging van die Noodtoestand en 'n klompie kragdadige toesprake kan in hierdie lig beskou word. Terwyl die regering dus volstoom besig is met die implementering van volslae integrasie en uiteindelike Swart magsoorname, is hy besig om dit terselfdertyd van een politieke toespraak na die ander te ontken. In hierdie opsig kan die blatante misbruik van die SAUK vir regeringspropaganda nie buite rekening gelaat word nie.



### Die Laaste Fase

So het ons dus die laaste fase van die sielkundige oorlog bereik. Dit waarvoor die ANC en die PAC bereid was om 'n militêre stryd aan te knoop, word vandag op 'n skinkbord deur ons eie regering aan hulle gebied. Soos wat gebeur het met die Colons in Algerië, is die Afrikanervolk vandag van binne-af ondermyn. Die regering volg 'n verdeel-en-heers-beleid teenoor die Afrikaners: hulle word ge-etiketteer en beswadder om sodoende die gevoel by ander Afrikaners te skep dat dit mense is waarmee hulle nie moet assosieer nie.

Die doel van 'n sielkundige oorlog is om jou politieke doelstellings te verwesenlik met die mins moontlike militêre inspanning. Die Afrikaners wat dus wag vir een of ander grootskaalse militêre aanslag, leef in 'n droomwêreld; daar sal geen grootskaalse militêre aanslag wees nie. Die totale oorlog is nie op ons grense nie, die slagveld is nie die bosse van Suidwes en Noord-Transvaal nie, maar die konferensiekamers van Pretoria, Kaapstad en Washington. Dit is mos nie nodig om 'n volk plat te skiet wat sy vyande se doelstellings so vinnig implementeer soos wat die Afrikanervolk dit doen nie. Die *interne* sielkundige aanslag is die laaste fase van die sielkundige oorlog. *Dit het nog nêrens misluk nie:* vanaf Algerië tot Angola, van Zaïre tot Zimbabwe, was dit 'n sukses.

### Wapens beset maar Sielkunde verower

Vir baie jare reeds is strategie nie meer die kuns om jou vyand se wil met geweld te breek nie. Dit is daarin geleë om jou vyand te oortuig dat weerstand nie meer moontlik is nie, of nog beter, om nie meer weerstand te wil bied nie. Die doel is om 'n bewussynsverandering teweeg te bring, om dit te doen word al sy morele swakhede uitgebuit en word die vyand gehelp om homself te belieg. So word die vyand dan sielkundig verlam... eers daarna word hy fisies verslaan. (*Lohausen, Nation Europa,* Fels 1986, p. 45).

As daar een ding is wat vandag duidelik is, is dit dat ons vandag sielkundig verower is: hoeveel van die volksideale van 'n paar jaar gelede het in regeringskringe en Afrikaanse instellings oorgebly? Dit is inderdaad die verstommendste aspek van ons ondergang, hoe vinnig, so baie van ons mense sielkundig in duie gestort het. 'n Mens kan dit eenvoudig nie glo nie. Dieselfde mense wat enkele jare gelede oortuig was van "Afsonderlike

Ontwikkeling" is vandag net so oortuig van "Gesamentlike Ontwikkeling". Die een beginsel na die ander is oorboord gegooi sonder die minste gewetenswroeging. Om hierdie rede is daar bitter min rede om te glo dat die tegniek nie netso suksesvol teen ons aangewend is as teen enige van die ander Blanke gemeenskappe in Afrika nie. Ons is inderdaad reeds bloedloos verower.



# Deel 5

## 'n Volk red homself... of hy gaan ten gronde

*"Ons sal 'n nuwe visie moet formuleer om te oorleef in Afrika. Ons sal die wêreld op sy eie terme moet ontmoet, aangesien ons te swak is om hom uit te daag. Slegs dan, en slegs indien die Afrikaner weer sy ou idealisme kan herwin, bestaan daar 'n vae moontlikheid dat ons sal kan oorleef."*

*"'n Volk wat geweier het om die lesse van die geskiedenis te leer, en daarom gedoem was om dit te herleef. 'n Volk wat nie omgekom of gesterf het nie... hy is sommer net dood. Hy het sy einde in selfmoord gevind deur homself met gemaksug te verdoof."*

HOOFSTUK 15

# Kan die Afrikanervolk oorleef?

## Die Klem van Selfvernietiging

In die vorige afdeling is die aanslag teen die Afrikanervolk in meer besonderhede bespreek. Dit het ons laat besef hoe omvangryk hierdie aanslag inderdaad is. Eerstens het ons daarin geslaag om vrywel die hele wêreld teen ons te verenig. Daar bestaan geen ander voorbeeld in die wêreld, of in die geskiedenis, van so 'n klein volkie (skaars 3 miljoen) wat op so 'n omvattende skaal die hele wêreld tot vyand kan reken nie. Ons moet onder geen illusie verkeer nie: ons is vandag so gehaat dwarsdeur die wêreld dat die ganse wêreld sal juig as ons uitgewis word. Die enigste ander volk wat nog daarin geslaag het om bykans die hele wêreld uit te daag, was die Duitsers gedurende die Tweede Wêreldoorlog. Hulle was 'n volk van 80 miljoen... en hulle het verloor. Die Afrikaners wat dink dat ons die ganse wêreld kan uitdaag, is dwaas.

Buiten hierdie eksterne aanslag is daar ook nog die interne aanslag van sowat 30 miljoen Swartes wat voluit besig is om ons die stryd aan te sê vir die besit van hierdie land. Ook hulle aanslag is omvangryk: dit sluit in 'n wêreldwye propagandanetwerk, 'n gewelddadige terroristeaanslag, interne onrus wat daarop gemik is om die land onregeerbaar te maak, sowel as 'n grootskaalse misbruik van die vakbondwese om ons land se nywerhede en mynbou op een of ander tydstip tot stilstand te bring. Daarby kan nog vele ander aspekte in berekening gebring word, soos byvoorbeeld verbruikersboikotte wat daarop gerig is om die Blanke te dwing tot kapitulasie.



Dan volg daar ook nog laastens die interne aanslag van die kant van ons eie regering wat onder ons uit gekaap is. Hierdie aanslag is ook baie omvattend. Omdat die regering die weermag en die polisie beheer, beskik die Afrikaner ook oor geen gewapende magte om hom te red van Swart oorheersing nie. Verder is hierdie regering besig, deur oorbelasting, om die Afrikaner tot die bedelstaf te dwing sodat sy laaste bietjie bewegingsvryheid om verset uit te oefen uitgewis word. Omdat sowat een derde van alle Afrikaners ook nog staatsamptenare is, het die regering 'n verdere houvas op hulle om te verseker dat hulle hulpeloos is. Hierdie ekonomiese aanslag van die regering is onnoembaar verhoog deur sy bondgenootskap met die groot geldmag tydens die Carlton- en Goeie Hoop-Berade. Ekonomies is die Afrikaner nou absoluut uitgelewer en word hy vergruis in 'n spiraal van onbeheersde prysstygings. Elke man moet vir sy kinders kos gee, en daarom is daar bitter min Afrikaners wat nog instaat is om hul nekke uit te steek. Die enigste beroepsgroep wat tradisioneel in staat was om onafhanklik op te tree, is die boere. Ook hulle is egter vasgevang in 'n spiraal van stygende insette en te lae pryse vir produkte. Die regering het ook die boere in 'n knyptang en wel in die vorm van Landbanklenings en Landbou-Krediet. Daar is vandag bitter min boere wat nie gebuk gaan onder 'n oorweldigende skuldlas nie. Hiermee saam het die regering die Afrikaner kultureel ook kaal uitgetrek. Dis nie net die NP wat gekaap is nie: al die tradisionele frontorganisasies het saamgegaan, bv: die pers, die FAK, die Broederbond, die Afrikaanse Handelsinstituut, die SAUK, Rapportryers, Ruiterwag... noem maar op: hulle is gekaap deur die liberaliste. Die groot handelsondernemings wat in die jare dertig deur Afrikanerpennies gebou is, het hul rug op die Afrikanervolk gedraai en "besigheid" is vandag hul enigste belang.

In die jaar 1986 het die Afrikanervolk dus waaragtig niks oor om die stryd mee te voer nie. Hy staan byna so kaal soos wat hy gestaan het aan die einde van die Tweede Vryheidsoorlog.

In hierdie situasie is daar seker maar min waarnemers wat die Afrikanervolk selfs 'n 5% kans gee om die stryd te wen. In die verlede het ons nog altyd 'n kans gestaan; ons het geweet wie ons was en wat ons wou bereik. Die grootste sukses van die interne sielkundige aanslag is egter dat dit hierdie volksbewussyn verbreek het. Die volk is middeldeur geskeur en die Afrikaners maal soos skape rond, talle weet nie meer wat is reg en wat is verkeerd, en waarheen om te gaan nie. Elkeen trek in sy eie rigting en grootskaalse verwarring en onsekerheid is aan die orde van die dag.

Die kiem van selfvernietiging het tot binne-in die Afrikanervolk gesluip, en dit is onseker of ons dit ooit weer uitgewerk sal kry. Soos die Colons in Algerië raak ons ook toenemend afhanklik van die Weermag om huis en haard te beskerm; die Weermag word aangevoer deur Politieke aanstellings, en dit is nie onmoontlik dat dit op die ou end teen ons gebruik mag word nie. Meer as 50% van die polisie bestaan al uit Swartes, en in die Weermag groei die getal onrusbarend. Daar is selfs al sprake daarvan dat nasionale diensplig afgeskaf gaan word en dat 'n Staande mag (bestaande uit Swartes?) op die been gebring gaan word. Vir die leser behoort dit dus duidelik te wees dat ons kanse om die stryd te wen maar skraal is, en elke dag skraler word. Die tyd is teen ons: die Swart verswelging word by die dag groter en groter.

Nog 'n uiters belangrike faktor wat teen ons tel, is die gesindheid van die Afrikaners self. Die ou waarheid van Nero wat harp gespeel het terwyl Rome gebrand het, word weer hier bewys. Terwyl die Swartes en die res van die wêreld hulle tyd bestee aan die beplanning van ons ondergang, speel die Afrikanervolk rugby en krieket. Verder is ons besig met die versameling van aardse rykdom... wat in elk geval niks sal beteken as ons ons land prysgee nie. Die belangrikste is egter dat die Afrikanervolk sy idealisme en diensvaardigheid verloor het: hy stel net belang in die grootste genot binne die kortste tyd. "Eet, drink en wees vrolik, want môre sterf ons."

Gesien al hierdie dinge, lyk die kanse dat die Afrikanervolk gaan oorleef minder as nul. Ons is die laaste Blanke gemeenskap in Afrika, die res, nieteenstaande hul sogenaamde meerderwaardigheid, is almal uitgewis. Binnekort gaan ons hul geledere aanvul. Soos wat die geval was met al hier die ander gemeenskappe, glo die meerderheid Afrikaners vandag nog dat dit nie met hulle sal gebeur nie: dit gebeur net met ander mense. Hulle bluf hulself met die idee dat daar nog baie tyd is, en dat hulle nou maar eers met hulle eie belange kan besig bly. Die mees naïewe onder die Afrikaners is egter diegene wat glo dat daar een of ander tyd in die verre verskiet netjiese verdelingslyne getrek sal word, dat elke Afrikaner sy geweer sal neem, en onder die vyand sal begin skiet. Hulle kleef egter vas aan 'n grashalm wat lank reeds verdroog het.

**Hoe laat is té laat?**

*Dit* is sekerlik die belangrikste vraag wat ons vandag moet beantwoord. Die oomblik wanneer 'n P.W. Botha op Televisie erken dat 'n Swart meerderheidsregering ingestel gaan word... dan is dit te laat. Dan is dit verby.



Diegene wat wil wag tot 'n Swart diktatuur eers op ons is voordat hulle van plan is om wakker te skrik, sal weggewaai word in die orkaan. Ook in hierdie opsig het Afrika vir ons 'n aantal veelseggende lesse wat ons kan leer.

In Algerië het die Colons ook gewag totdat dit baie duidelik vir hulle uitgespel is dat hulle vir die wolwe gegooi gaan word. *Toe* gaan hulle eers oor tot die stigting van die OAS en probeer hulle met 'n paar gewere om hulle weg oop te skiet. Toe wil hulle 'n verskroeide-aarde-beleid volg, maar toe was dit te laat. Hulle getalle was te min en hulle het nie die wapentuig of die organisasie gehad nie. Hulle het 'n klomp mense doodgeskiet, maar dit was van nul en gener waarde. Hulle het geen visie gehad nie, dit was net die laaste stuiptrekkings van 'n dooie gemeenskap. 'n Volk van 1,2 miljoen het verdwyn.

Hierdie selfde scenario het hom weereens afgespeel in Mosambiek. Aanvanklik het al die Portugese ook geweier om te glo dat De Spinola van plan was om hulle aan die FRELIMO-hordes oor te gee. Toe dit uiteindelik te laat was... toe skrik hulle wakker en probeer nog iets red: "In aller haas het die ongewapende soldate na Maputo gejaag, die Radiostasie oorgeneem en vandaar beroepe gedoen op die Suid-Afrikaanse regering om hulp. Hulle het haastig ook 'n sending na die Suid-Afrikaanse regering gestuur om wapens te vra,..." (*Hertzog*, 1985, p. 33). Die Suid-Afrikaanse regering was egter nie bereid om hulle te help nie, en nog 'n gemeenskap van 200 000 Blankes het verdwyn. Die punt is nie dat die Suid-Afrikaanse regering hulle nie wou help nie, die punt is dat hulle nie hulself kon help nie. Hulle het gewag tot dit te laat is en toe probeer om die situasie te red met allerhande desperate aksies wat reeds uit die staanspoor geen kans op sukses gehad het nie.

In haar boek "The Elite" gee die skryfster Barbare Cole die beskrywing van 'n soortgelyke gebeurtenis in Rhodesië. Die Blankes is mislei om deel te neem aan die verkiesings waarin Robert Mugabe die uiteindelike wenner was. Dit het bekend gestaan as "the great con job" (die groot verraad). Almal het egter geweet dat daar eenhede in die weermag was wat so 'n nederlaag nie maklik sou aanvaar nie. Daar het dus 'n opdrag uitgegaan dat indien Mugabe die verkiesing wen, die stryd voortgesit sou word en Mugabe en sy handlangers uitgewis sou word. Dwarsdeur die aanloop tot die verkiesing is die elite-eenhede, nl die SAS en RLI en selfs die Selous Scouts besig gehou met die beplanning van hierdie militêre operasie. Grootskaalse beplanning het daarin gegaan om te verseker dat dit 'n sukses sou wees. Sy beskryf die laaste deel daarvan soos volg: "Twee dae later was die SAS nog steeds op

hul posisies op strategiese hoeke, net minute weg van hul teiken – en hulle het steeds gewag vir die kode-woord om Mugabe en sy terroriste uit te wis. Maar soos dit nader aan 09h00 geword het, en die bekendmaking van die uitslae... het die meeste van hulle besef dat die kodewoord – die grootste geheim – nooit sal kom nie." (*Cole,* 1984, p. 419). Dit was net 'n manier om die Weermag besig te hou... en uit die moeilikheid uit te hou. Dit was in elk geval te laat. Mugabe het die verkiesing gewen en die land oorgeneem en daar was niks wat hulle daaraan kon doen nie.

Vir die Afrikaners wat dus dink dat hulle maar rustig op hul louere kan rus en kan wakkerskrik met 'n finale desperate poging om nog te red wat te redde is, is daar slegte nuus. Hier bo word gepraat van omvattende gebeure waarby miljoene mense betrokke was, en kleinskaalse versetaksies kon geen invloed meer uitoefen nie. Dit was 'n algemene verkiesing, en selfs die Weermag was nie in staat om iets daaraan te doen nie. Laat ons let op 'n verdere beskrywing uit die boek "The Elite": "In die Selous Scouts se Opskamer was daar 'n histeriese gelag toe die nuus bekend word dat Mugabe gewen het. Baie het onbeskaamd gehuil maar ander het probeer om 'n 'stiff upper lip' te behou, die skok afgeëts op hul gesigte. Die vlieëniers wat op bystand was naby die versamelgebiede het hul vlieghelms uit frustrasie op die grond gegooi. Die meeste Blankes het tuis gebly. Diegene wat die nuus oor die radio gehoor het, het nie veel gedoen gekry daardie dag nie. Hul hele toekoms was op die spel en hulle moes ernstig daaroor dink. Daar was baie paniek en baie vrouens het hul kinders uit die skole gehou. Ander het opgepak en die pad gevat suidwaarts, grens toe. Eiendomsagente het duisende oproepe ontvang van mense wat hul huise wou verkoop. Beide die RLI en die SAS is opdrag gegee om nog steeds die strate te patrolleer om sodoende vertroue by die Blankes te wek. Af en toe sou 'n motor stilhou en 'n huilende bestuurder sou hulle vra wat hulle van plan was om te doen oor Mugabe se oorwinning. Hulle kon nie vertel dat hul deeglik uitgewerkte plan misluk het nie – die kodewoord het nooit gekom nie." (*Cole,* 1984, p. 419 – 420).

So is die laaste hoofstuk geskryf in die verhaal van gemeenskappe wat nooit oor 'n visie beskik het nie, en daarom ten gronde gerig is.

**Wil die Afrikaner gered word?**

Alhoewel die oormag teen die Afrikaner ontsettend is, is dit nie die enigste faktor wat in ag geneem moet word nie. Die belangrikste vraag wat beantwoord moet word, is of die Afrikanervolk gered *WIL* word. Dit lyk



asof die meerderheid Afrikaners in 'n gekkeparadys woon en dink dat dit nie nodig is om iets te doen nie... een of ander wonderwerk sal wel gebeur.

Wonderwerke gebeur net as mense skouer aan die wiel sit en daarvoor werk. Die Afrikanervolk, by uitstek, moet nie dink dat hy deur iemand anders gehelp of gered sal word nie. Ook geloof dat God sal help, mag nie ydel wees nie. Bybelse geloof moet deur *dade* onderskraag word – daarvan lewer die brief van Jakobus in die Nuwe Testament oortuigende bewys. Aan die een kant is daar die Afrikaners wat nie die nodigheid sien om iets te doen nie; hulle is nog salig onder die indruk dat alles onder beheer is. Ons het 'n regering, 'n weermag en 'n polisie, dus kan niks verkeerd gaan nie. 'n Deel van hierdie mense huldig hierdie standpunt uit onkunde, die ander deel uit moedswilligheid. Laasgenoemde is die sogenaamde "Bloed-Natte", die mense wat stem sonder om te dink, vir wie 'n politieke party belangriker is as hulle volk. Hulle sien dinge in simplistiese terme en die grootste skeldnaam is KP of AWB of HNP. Al wat hulle dus moet doen is om hul kruisie reg te trek... dan is alles reg. Dit is die mense wat botweg weier om die lesse van die geskiedenis te leer, en hulle is gedoem om daardie lesse te herleef.

Aan die ander kant is daar die mense wat net van die regering ontslae wil raak. Vir hulle is die woord NP die grootste skeldnaam en as hulle net daarin kan slaag om hierdie regering weg te kry, dan is die Kaap weer Hollands en almal kan weer rustig op die ou trant voortgaan en daar sal geen probleme wees nie. Ook op hulle sal die geskiedenis pynlik herhaal word.

Verder is daar ook verwarring oor die stryd wat ons moet stry: sommige sien net die interne stryd teen die regering raak, soos reeds aangetoon. Ander sien weer net die terroristestryd raak en daarom moet alles ingerig word om dit die hoof te bied. Ander mense, veral sakemanne, sien weer net die bedreiging uit die buitewêreld en die disinvesteringsveldtog en die dreigende sanksies, en om daardie rede moet die hele volkshuishouding aangepas word om hierdie kritiek uit die buiteland te besweer. Die stryd wat die Swartes teen ons voer word in baie simplistiese terme as "kommunistiese agitasie" gesien, terwyl dit veel wyer gaan as dit, soos reeds aangetoon.

**Ons sal offer wat jy vra**

Sal ons? As die Afrikaners gered wil word, dan sal hulle moet bepaal hoe hulle gered wil word. Daar is diegene wat glo dat hul redding juis geleë is in kapitulasie. Die enigste manier om te oorleef, is om oor te gee aan die vyand

en dan soos 'n klein wit lelietjie in 'n groot swart dam te dryf en te hoop vir die beste. Die Afrikaners wat dit glo, kry gewoonlik hul inligting uit die pers en huldig die Botha-sindroom van "Pas aan of Sterf". Ongelukkig vir hierdie mense het Afrika baie beslis sy lesse in hierdie verband te leer. Daar is nie 'n enkele Blanke gemeenskap wat Swart oorheersing vir 'n onbepaalde tyd kon oorleef nie. Selfs in Zimbabwe word die bittereinders elke jaar minder en minder en daar is geen sprake daarvan dat hulle 'n onafhanklike gemeenskap met 'n eie gemeenskapslewe, woongebiede, skole, kerke of enigiets het nie. Die Swartes het dit ook duidelik aan ons gestel dat "Azanië 'n Swart land sal wees met Swart standaarde en 'n Swart styl, op 'n Swart selfbewuste vasteland." Dit sal 'n land wees wat in presies dieselfde rigting sal opgaan as dié in die res van Afrika... en daar sal tien teen een nie plek wees vir die Afrikaner nie, nieteenstaande die beloftes. In elk geval nie 'n selfbewuste Afrikanervolk wat vas van plan is om sy eie identiteit te behou nie.

Dan is daar natuurlik ook diegene wat glo dat die beste uitweg dié van "gemagtigdheid" is. Dit is nou om te probeer om 'n middeweg te vind. Dit is gewoonlik dié wat nie die moed van hul oortuigings het nie en hulle dink dat hulle gaan wegkom met 'n soort "partnership". Met ander woorde, hulle wil aan die Swartes politieke regte gee... maar sonder dat die Swartes die beheer oorneem. 'n Swart leier het die volgende beeld gebruik om die situasie in Suid-Afrika te beskryf: "Daar is 'n klein Wit seuntjie wat op 'n groot Swart olifant ry, en hy glo dat hy in beheer is van die olifant. As die olifant egter begin om sy eie kop te volg, dan smyt hy die seuntjie eenvoudig af." Op die vasteland van Afrika lê die geraamtes van die "partnership" welig gestrooi. Om te dink dat 30 miljoen Swartes bereid sal wees om 'n "gelyke" vennootskap met 5 miljoen Blankes aan te gaan, is lagwekkend.

Dan is daar natuurlik die "Blanke Baasskap"-groepering. Hulle wat glo dat dit hulle reg is om die Swartes tot in lengte van dae te oorheers. Om hulle te gebruik as goedkoop arbeiders maar aan hulle geen regte te gee nie. Soos die ander Blankes in Afrika wil hulle die twintigste eeu oorleef met 'n 19de-eeuse konsep. Dit sal baie beslis nie werk nie – dit is juis hierdie konsep wat ons gebring het waar ons is... op die rand van die afgrond.

**'n Nuwe visie om te oorleef in Afrika**

**Ons sal 'n nuwe visie moet formuleer om te oorleef in Afrika. Ons sal die wêreld op sy eie terme moet ontmoet, aangesien ons te swak is om hom**



**uit te daag. Slegs dan, en slegs indien die Afrikaner weer sy ou idealisme kan herwin, bestaan daar 'n vae moontlikheid dat ons sal kan oorleef.**

**Daar is ook 'n toenemende getal Afrikaners wat moed verloor het, wat sê dat die volk nie gered wil word nie, en daarom besluit hulle om maar te emigreer. Die meerderheid van hulle is dit eens dat hulle nie van plan is om saam met die sinkende skip onder te gaan nie. Hulle sê die Afrikaner het nie meer 'n kans nie, selfs al skrik hy nou wakker; hy het absoluut niks nie: nie geld nie, nie 'n regering nie, en veral nie die durf en daad wat nodig gaan wees nie. Dit is egter nie die eerste keer dat die Afrikaner alleen staan, sonder enige hulp nie. Tydens die Groot Trek het die Afrikaners ook niks gehad nie. Hulle het nie 'n regering gehad, of 'n kerk (dié het in die Kaap agtergebly) of geld nie. Hulle het net hulself gehad, hul geloof en hul wil en hul visie. En hulle het die moed gehad om die daad by die woord te voeg en die bitter stryd te stry.**

**Gedurende die Eerste Vryheidsoorlog het die Afrikaners ook niks gehad nie. Hulle het nie 'n regering gehad, of 'n weermag of baie geld nie. Hulle het net geloof en hul vryheidsdrang gehad, en hulle het geseëvier. Ook tydens die Tweede Vryheidsoorlog het die Afrikaners vir twee jaar aangehou veg, hoewel hulle nie meer 'n regering gehad het nie. Die vyand was in besit en beheer van hul land. In die meeste gevalle het hulle nie eers meer kos en klere en wapentuig gehad nie. Hulle land was afgebrand en verwoes, maar nogtans het hulle aangehou tot die bitter einde toe. As daardie mense dit kon doen, dan kan die Afrikaner dit vandag ook doen.**

Dit is waar dat ons niks het nie, maar terselfdertyd het ons ongelooflik baie. Ons het onsself, en ons geloof. 'n Mens dink onwillekeurig aan die woorde van Dr Malan: "Glo in jou God, glo in jou volk, glo in jouself." Met daardie leuse en slegs met daardie leuse kan die Afrikanervolk nog die stryd wen. Hy kan nog die ganse mensdom aandurf en vir homself 'n regverdige en onafhanklike toekoms in Afrika bou.

Die Afrikanervolk kan dus nog sy vryheid en selfbeskikking in Afrika behou, as hy bereid is om die lesse van die geskiedenis te leer en vir homself 'n suiwer toekomsvisie uit te stip; as hy sy idealisme en offervaardigheid kan herwin en weereens 'n vonk kan blaas in die dooie as van sy nasionalisme en patriotisme. Die tyd om te begin, is nou. As ons nog uitstel, kan dit te laat wees.

## HOOFSTUK 16

# Hoe kan ons die stryd wen?

In 'n oorlog is een van die belangrikste vereistes: Ken jou vyand. Om daardie rede is dit baie belangrik dat ons nie ons vyand durf onderskat nie. Ons moet deeglik kennis neem van wie hy is en wat hy wil bereik. In die vorige afdeling het ons ongetwyfeld kennis geneem van hierdie doelstellinge. Die vyand eis van ons Swart regering binne 'n eenheidstaat waar daar geen onderskeid tussen volke gemaak word nie. Op sy beurt veronderstel dit die redusering van ons volksbestaan tot die posisie van 'n absolute hulpelose minderheidsgroep.
'n Ander belangrike waarheid is: Ken jouself. Dit impliseer eerstens dat die Afrikanervolk nie nou in sak en as moet gaan sit en dink dat alles verlore is nie. Sy krag en durf mag nie onderskat word nie. Tweedens beteken dit ook dat die Afrikanervolk deeglik sal moet kajuitraad hou om te besluit wat hy en sy kinders van die toekoms vereis. Dit beteken dat die Afrikaner weer vir homself duidelikheid oor sy toekomsvisie sal moet kry.

Die formulering van so 'n toekomsvisie is nie maklik nie, maar in 'n vorige boek het ek dit soos volg geformuleer: "In wese koester die Afrikaner dieselfde begeerte as enige ander volk ter wêreld: Die vryheid van selfbeskikking, die reg om jouself te wees en jouself ten volle uit te lewe. Die Afrikanervolk wil nie oorheers nie, maar wil ook nie oorheers word nie, nie deur Blankes of deur Swartes nie. Hy wil 'n land hê wat onbetwisbaar syne



is, 'n land waarin hy, en sy nageslag na hom, veilig en welvarend kan lewe. Die Afrikanervolk wil Afrikaner bly, hy is van Blanke afkoms en wil Blank bly, hy is Calvinisties van geloofsoortuiging en wil dit bly." (*Bruwer*, 1984, p. 11).

Die vraag is watter alternatief sal hierdie toekomsvisie van die Afrikaner die beste vergestalt. Watter een sal vir die Afrikanervolk dit bied wat vir hom van wesenlike waarde is... sowel as langtermynvoortbestaan. Om hierdie rede is dit belangrik dat daar krities na die alternatiewe gekyk word. Wat bied elkeen van hierdie alternatiewe aan die Afrikanervolk?

### Wat bied die Ou Bedeling?

Dit is die bedeling wat in swang was sedert Uniewording in 1910 tot en met die magsgreep deur P.W. Botha. In hierdie bedeling was die Afrikaner 'n klein minderheid van die bevolking maar hy het tog gepoog om deur middel van politieke manipulasie die oppergesag te behou. Daar is baie Afrikaners wat sal beweer dat dit goed gewerk het vir sewentig jaar, en daarom kan dit goed werk vir nog sewentig jaar. Hierdie mense neem egter nie kennis van die veranderende wêreldomstandighede nie. So 'n bedeling kom neer op blatante rassisme en onderdrukking van die meerderheid van die bevolking van die land, vir 'n onbepaalde tyd. Dit kan op geen manier moreel verdedig word nie, met die gevolg dat die internasionale sielkundige aanslag teen ons van krag tot krag sal gaan. Dit bied aan die Afrikaner geen uitweg uit die morele, emosionele en politieke dilemma waarin hy vasgevang is nie. Verder is dit ook nie rasioneel om te glo dat die Swart meerderheid vir ewig tevrede met hierdie knegskap sal wees nie, inteendeel, die stryd, intern en ekstern, teen ons sal toeneem en ons sal vasgevang word in 'n spiraal van geweld. Verder het ons gesien, uit die geskiedenis van die ander Blanke gemeenskappe in Afrika, dat hierdie uitweg nie een van hulle gered het nie. Inteendeel, dit het almal se ondergang verhaas. Om dus vas te kleef aan 'n alternatief wat nog oral misluk het, is nie net domastrant nie, dit is katastrofaal. Daar is in hierdie wêreld nie meer plek vir "Blanke Baasskap" nie en die wêreld sal alles in sy vermoë doen om so iets ten gronde te rig.

Alhoewel die beskikbaarheid van "goedkoop Swart arbeid" dus nog vir die Afrikaner gerieflik mag wees – na 'n rukkie sal dit vir hom die duurste arbeid ter wêreld word, want hy gaan met sy land daarvoor betaal. Daar is baie Afrikaners wie se korttermyn gemaksug vir hulle egter belangriker is as langtermyn voortbestaan. Dis om hierdie rede dat die Afrikaner nog altyd in die verlede geweier het om te luister na die waarskuwings van kenners. Nie-

mand is so doof soos hy wat nie wil hoor nie. Reeds meer as twintig jaar gelede het Dr G.D. Scholtz gewaarsku dat die Afrikaner nie die mensdom kan uitdaag oor 'n stelsel wat uitgediend is nie. Daar kan nog verder teruggegaan word en gelet word op 'n uitspraak van Generaal Hertzog in 1911, omdat die Afrikaner vandag staan voor die stadium wat hy toe reeds voorsien het: "Sedert 1903 het ek segregasie gepropageer as die enigste PERMANENTE oplossing vir die vraagstuk, en dit is baie duidelik vir my dat indien die beleid nie spoedig onderneem word nie, die voorwaarde vir die verwesenliking daarvan, sal verdwyn. Dis met 'n gevoel van afsku dat ek die toekoms inkyk met daardie vraagstuk onopgelos. Ons kinders en hul nageslag sal meer en meer die dooie gewig voel van die laer beskawing wat hulle sal aftrek tot op hul vlak indien hulle nie bereid is om die land te verlaat en elders heen te emigreer nie, of hulle sal heeltemal uitgewis word." (*Scholtz*, 1977, p. 168). Asof emigrasie 'n oplossing is – jy kan jou wit vel behou, maar 'n Afrikanervolk kan nie in Engeland, Australië of Amerika gaan voortbestaan nie.

Die rede waarom hierdie "probleem" nooit opgelos kon word nie, kan bevind word in die ekonomiese werklikheid. Dit was deur die eeue dodeenvoudig te gerieflik vir die Afrikaner om 'n onbeperkte bron van goedkoop arbeid te hê. *Dit is nie vergesog om te beweer dat die Afrikaner sy hele voortbestaan verpand in ruil vir 'n Swart arbeid nie.* Dr Scholtz het na navorsing van die aangeleentheid die saak soos volg gestel: "Die geskiedenis van die mensdom werp veel lig op die lotgevalle van volke waar daar 'n skewe verhouding tussen die mens en arbeid ontstaan het. Wanneer dit eers eenmaal die geval is, ontstaan die neiging steeds by die individu om die harder en ruwer vorms van arbeid wat veel liggaamsinspanning verg, op 'n ander af te skuif, omdat dit benede sy waardigheid sou wees om dit te doen. Die neiging gaan dan steeds verder, weldra begin die volk as geheel op die verskillende vorms van handearbeid neersien en word die behoefte gevoel om mense van 'n ander volk of ras daarvoor in te span. Wanneer hierdie minagting vir handearbeid reeds by 'n kultuur en beskawing of by 'n volk posgevat het, is daarmee ook die eerste stap tot sy ondergang en uiteindelik verdwyning gedoen, al mag die proses van verval ook enige eeue lank duur." (*Scholtz*, 1964, p. 87).

Diegene wat dus hoogdrawende morele redes aanvoer waarom hulle die gerief van 'n bediende nie mag ontbeer nie, bedrieg nie net hulself nie, hulle verraai ook hul volk. 'n Verraaier is 'n persoon wat sy land en sy volk oorgee aan die vyand en sy eie volk in die rug steek. Om hierdie rede kan die Afrikaners wat hierdie Swart besettingsleer in ons land inbring en hulle hier



onderhou nie anders as verraaiers wees nie. Die rede waarom die Swartes hier moet wees is nie a.g.v. een of ander morele oorweging nie, maar bloot uit gemaksug. Die ander Blanke gemeenskappe in Afrika het ook te koop geloop met "hoe goed hulle vir die Swartes is" en "ons gee vir hulle werk en kos". Al hierdie moralisering kon hulle egter nie van ondergang red nie. Hoe groot hierdie verraad is, word weereens deur Dr Scholtz duidelik gestel: "Die vraag kan nou gestel word hoeveel Blankes al ooit daaraan gedink het dat hulle vir hierdie Swart arbeid 'n oneindig veel duurder prys moet betaal as die geld wat in hul sakke vloei. Die samelewing van Suid-Afrika is beslis die eienaardigste in die ganse wêreld. Hier woon hoogontwikkelde en fyn beskaafde mense naas ander mense wat nie eens die spreekwoordelike beskawingsvernissie besit nie. So 'n samelewing het laas bestaan tydens die Griekse en Romeinse beskawings. En een van die vernaamste redes wat tot die ondergang en verdwyning van albei gelei het, was juis die gebruikmaking van die arbeid van mense wat op 'n veel laer beskawingspeil gestaan het. Die saamwoon van beskaaf en onbeskaaf binne die landpale van 'n bepaalde staat skep vir eersgenoemde fisieke gevare soos haas niks anders nie. Daarvan is Suid-Afrika tans die beste voorbeeld. In die 365 dae van 'n jaar staan Blankes in Suid-Afrika bloot aan die aanslae van moord, roof, geweldpleging, verkragting, diefstal ensovoorts deur Swartes. Veral vir lede van die vroulike geslag moet Suid-Afrika beslis een van die gevaarlikste lande ter wêreld wees. Vir die geld wat hulle uit die arbeid van Swart werkers verdien, betaal die Blankes inderdaad met die ontsaglike prys van hul bloed. En tog dink haas geen Blanke daaraan dat hy deur die gebruikmaking van Swart arbeid indirek die oorsaak van die dood van 'n ander Blanke kan wees nie." (*Scholtz*, 1977, p. 170).

Hieruit kan dus duidelik gesien word dat dit nie 'n verregaande beskuldiging is wat jeens Afrikaners ingebring word nie. Diegene wat dink dat hulle onbepaald hiermee kan voortgaan leef in 'n gekkeparadys. Nieteenstaande die oënskynlike voordeel hiervan sal die behoud van hierdie alternatief net vir die Afrikaner toenemende ellende meebring en sal dit hom uiteindelik met geweld onverwerp. Daar is geen voorbeeld in 6000 jaar se geskiedenis van so 'n politieke bedeling wat kon bly voortbestaan nie. As die Afrikaners glo dat hulle die enigste uitsondering op hierdie reël gaan wees, dan sal hulle onafwendbaar dieselfde pad loop as die res van die Blanke gemeenskappe in Afrika. As 'n volk nie die lesse van die geskiedenis WIL leer nie, dan word hy gedoem om hulle te herleef.

**Wat bied die sg. "Hervorming" as alternatief?**

Hervorming, soos dit tans in Suid-Afrika toegepas word, lei in die rigting

van toenemende integrasie. Die idee is om alle inwoners van Suid-Afrika in 'n "veelrassige" staat saam te snoer. Hierdie hervorming gaan gewoonlik gepaard met pragtige retoriek, wat so "wonderlik" en "idillies" klink. Al die mense van Suid-Afrika gaan nou saamwerk aan die toekoms en daar gaan geen geweld meer wees nie, almal gaan 'n nuwe lojaliteit teenoor 'n gesamentlike land – en nuwe nasie ontwikkel – 'n nuwe utopie.

Die werklikheid is egter helaas 'n ander prentjie. Soos reeds duidelik geword het uit vroeëre bespreking, kan daar geen sprake wees van magsdeling tussen Swart en Wit nie, eerstens omdat die getalle sover verskil en tweedens omdat die kultuurverskille te groot is. Die praktyk het getoon dat daar geen sprake van "versoening" en "konsensus" kan wees nie. Dit is ironies dat een van die opstellers van die nuwe grondwet, Prof De Crespigne, gesê het dat die basiese belange van Swart en Wit onversoenbaar is in Suid-Afrika. Dwarsoor Afrika lê die geraamtes van "partnership", "magsdeling" en "konsensus" soos wit karkasse en bleik in die son. In alle gevalle het die Swartes hierdie pogings gruwelik misbruik om hul eie uiteindelike magsoorname te bevorder. Na hul bewindsoorname was daar ook geen sprake van "demokrasie" of "minderheidsregte" of "magsdeling" nie, dan het hulle doodeenvoudig alle beheer oorgeneem.

Omdat die uiteinde van hierdie "hervormingsmanie" egter doelbewus in 'n waas gehul word, sien die meerderheid Afrikaners nie die verband in tussen hierdie hervorming en uiteindelike Swart oorname nie. Diegene wat dink dat dit hoegenaamd op enigiets anders kan uitloop is óf ongelooflik naïef óf skrikwekkend moedswillig. Hulle dink dat hulle die hele geskiedenisverloop kan ontken. Daar is min Afrikaners wat nie weet wat 'n Swart oorname vir hulle sal beteken nie. Talle van hulle sluit egter doelbewus die oë daarvoor omdat dit "te verskriklik is om te oorweeg". Hulle wil dit nie weet nie, en daarom glo hulle maar die blatante propaganda wat in die pers oor hulle uitgestort word. Vir diegene wat egter nog daaraan twyfel kan daar tog na 'n aantal uitsprake van kenners gekyk word. Eerstens die Amerikaanse geleerde William A. Rusher wat dit soos volg stel: "Vir die oorgrote meerderheid van die Suid-Afrikaanse Blankes, sal die lewe in 'n Swart Suid-Afrika net so 'n verlore stryd wees soos in Kenia, Zambië en elke ander Afrikastaat wat onder Swart beheer gekom het. 'n Stryd om oorlewing in 'n vinnig verslegtende ekonomiese en sosiale milieu. Uitgelewer aan die genade van gulsige Swart politici wat daarop ingestel is om hul besighede en huise teen 'n appel en 'n ei op te koop." (*Rusher*, p. 167). Tweedens kan gelet word op die uitsprake van J.G. Steyn in sy boek: "Tuiste in Eie Taal" waarin hy dit duidelik maak dat Afrikaans nie 'n Swart politieke oorname



sal oorleef nie. (*Steyn*, 1980, p. 370). Verder kan daar weereens verwys word na die lot van die talle Blanke gemeenskappe is Afrika. Nie een van hulle het enigiets gewen deur 'n Swart oorname nie, elkeen van hulle is as gemeenskappe volkome vernietig. Daar sal seker Afrikaners wees wat so onder die invloed van Amerikaanse Liberalisme is dat hulle dit nie sal wil insien nie, maar vir die meerderheid is die gevolge baie duidelik. Die Afrikanervolk sal as volk totaal vernietig word, en ophou om te bestaan. Hy sal van die wêreldverhoog af verdwyn soos al die ander Blanke gemeenskappe van die wêreldverhoog af gevee is. Dit mag moontlik wees om as individu te oorleef, soos klein getalle Blankes dit in die res van Afrika doen, nieteenstaande die verslegtende sosio-ekonomiese toestande, maar dan sal dit wees sonder ons taal, ons kerk, ons skool, ons universiteite, ons eie woonbuurtes ens. In elke aspek van ons lewe sal ons verswelg word deur mense wie se kultuur wesenlik vreemd is vir ons.

Die argument wat die hervormers gewoonlik aanvoer is dat dit die enigste manier is om dit stryd te beëindig. Dit is heeltemal korrek... 'n dooie volk kan nie meer veg nie, dan is die stryd beëindig.

**'n Nuwe Visie**

Dit is dus duidelik dat nie een van hierdie voorafgaande alternatiewe vir die Afrikanervolk 'n veilige en welvarende toekoms sal kan verseker nie. Daarom sal daar gesoek word na 'n nuwe toekomsvisie.

Onthou ons lewe in die era van die sielkundige oorlogvoering en dat ons om hierdie gedwing word om ons oorlewingstryd in morele terme te regverdig. Dit help nie meer om die oë te sluit vir die buitewêreld nie. Die Afrikanervolk sal die wêreld op sy eie terme moet ontmoet. As hy dit nie kan doen nie, sal hy nie oorleef nie. Die wêreld verwag van ons so 'n morele fundering. Omdat ons die enigste Blanke volk op 'n Swart vasteland is, is die onus nog sterker op ons om ons reg op voortbestaan voortdurend en effektief te formuleer en te verdedig. 'n Blanke rassisme en onderdrukking van die Swart meerderheid binne dieselfde staat kan en sal in hierdie wêreld nooit erkenning of aanvaarding kry nie. Dit is nie 'n morele grondslag waarop 'n volk sy voortbestaan kan fundeer nie. Dertig jaar se ervaring in hierdie verband behoort dit vir elkeen duidelik uit te spel.

Die eerste skoot in die Afrikaner se stryd moet dus nie met 'n geweer geskiet word nie, maar met die woord. Die Afrikaner moet sy eis om selfbeskikking so kan fundeer dat hy daarmee toegang tot die hoogste raadsale van die

wêreld kan kry, en daar sy saak kan stel... en ondersteuning verwag. Om hierdie rede is 'n Blanke rassisme uit; daar is hoegenaamd geen voordeel vir die Afrikaner daarin om homself hierop te beroep nie. Die Afrikanerpolitici wat hulle nog steeds hierop beroep, bedrieg hulself en mislei die volk: "Die mense wat dit eis, sien hulself graag as die groot kampvegters vir die behoud van die Blanke beskawing in Suid-Afrika. Hulle besef ongelukkig nie dat hulle saam met die aanhangers van die liberalisme juis op die vernietiging van die Blanke beskawing afstuur nie." (*Scholtz*, 1964, p. 83).

Die politici wat die volk dus nog steeds mislei om sy stryd op rassistiese terminologie te fundeer, verdedig nie ons voortbestaan nie, maar hulle bedreig dit. In ruil vir 'n paar stemme is hulle bereid om die ganse volk voor die aanstormende trein van die wêreldgeskiedenis in te stoot. Hul kragdadigheid is 'n leë blik van selfvernietiging.

Daar is slegs een morele grondslag waarop die Afrikaner hom kan beroep, en wat sy voortbestaan sal verseker, dit is die beginsel van volksnasionalisme. Dit is die reg van enige volk om aanspraak te maak op selfbeskikking in sy eie land. Hierdie beginsel sluit aan by Wilson se Veertien Punte, en by die Atlantiese Handves... dit is selfs deel van die VN se handves. Die reg van die Afrikanervolk op 'n eie land, waarin hy die meerderheid van die bevolking uitmaak, en waarin hy homself regeer, kan nie ontken word nie. Dit beteken nie die reg om twintig miljoen Swartmense sonder politieke seggenskap te hou nie, dit beteken 'n land sonder Swartmense.

Deur weg te breek van die rassistiese fundering slaag die Afrikaner dadelik daarin om te ontkom aan die geweldige morele knyptang waarin hy homself reeds solank bevind. Nou kan ons uitgaan in die wêreld en ons saak stel en die wêreld sal bereid wees om te luister. Ons het 'n geskiedenis van Twee Vryheidsoorloë wat ons aan die wêreld kan voorlê as bewys van ons langdurige stryd tot politieke onafhanklikheid en wasdom. Ons sal hierdie lydingsgeskiedenis moet inspan in ons "sielkundige aanval" op die wêreld, op dieselfde manier as wat die Jode en die Afrikaniste dit gedoen het. Ons het die morele reg aan ons kant, en sielkundig beskik ons oor 'n sterk saak. Die sielkundige wêreld behoort aan die "underdog", en as die enigste klein Blanke volkie op 'n Swart vasteland wat besig is met 'n fenomenale oorlewingstryd teen Swart rassisme en onverdraagsaamheid beskik ons oor politieke dinamiet.



HOOFSTUK 17

# Waarom 'n eie land?

Die hele aangeleentheid van 'n eie staat vir die Afrikanervolk was tot onlangs nog 'n baie omstrede kwessie. Tans is daar nog baie Afrikaners wat baie negatief ingestel is teenoor die gedagte van so 'n staat. Die oorsake vir hierdie gesindheid is velerlei: Die belangrikste is seker die grootskaalse propaganda wat van linkse kant teen die gedagte van stapel gestuur word. Tweedens is daar egter ook die eg menslike weersin in verandering. Die mense voel hulle is gebore onder die ou bedeling, hulle is gewoond daaraan, en sien dus geen rede waarom dit moet verander nie. Hulle weier om te aanvaar dat die ou bedeling van apartheid nie 'n lewensvatbare begrip is nie en dat die Afrikaner vandag slegs twee alternatiewe het: Swart oorheersing binne die eenheidstaat Suid-Afrika, of onafhanklikheid binne 'n kleiner Afrikaner-volkstaat.

Namate die omstandighede versleg, sal die waarheid egter tot die skeptici begin deurdring en sal al hoe meer van hulle weer 'n keer ernstig begin dink oor die kwessie van 'n Afrikanerstaat. Namate ons vorder op die pad na 'n Swart diktatuur, word die sosio-ekonomiese situasie hagliker, word Swart verswelging erger, neem Swart geweldpleging toe, ensomeer. Reeds het die Swartes deur grootskaalse boikotaksies aangetoon dat hulle in die toekoms toenemend hul arbeid as magsmiddel gaan gebruik om hul eise af te dwing.

**Blanke Setlaars of Selfstandige Volk?**

Een van die belangrikste redes waarom die Afrikaner dit so moeilik vind om hom met 'n volkstaat te vereenselwig, is blykbaar omdat dit nie vir hom duidelik is of hy deel van 'n volk of 'n blote setlaarsgroep is nie. Dis om hierdie rede dat daar al vir soveel jare 'n polemiek gevoer word rondom die aangeleentheid van "Afrikaner-identiteit". Terwyl die Afrikaner aan die eenkant vir homself die titel "volk" toegeëien het, het hy voortgegaan om sy lewe in te rig soos 'n koloniale setlaarsgroep. Dit is duidelik dat die Afrikaners hulle al vir baie jare nie meer soos 'n volk gedra nie.

'n Mens moet dus probeer bepaal wat die verskil tussen 'n volk en 'n setlaarsgroep is. Daar is sekerlik talle grondige verskille wat aangestip kan word; niks is egter so wesenlik soos die kwessie van 'n land nie. 'n Volk moet oor 'n eie grondgebied beskik wat hy alleen of oorwegend alleen bewoon. Die oomblik dat 'n volk hierdie basis van volksbestaan prysgee, gee hy ook sy toekoms prys. 'n Setlaarsgroep op sy beurt, het geen grondgebied van sy eie nie maar woon verspreid in iemand anders se land.

So is daar geen onduidelikheid oor watter volk in Frankryk woon nie, of die oorweldigende meerderheid van die bevolking aldaar uitmaak nie. Of, om te verwys na 'n volk wat in getalle nader aan ons staan; almal weet dat Denemarke die land van die Dene is. Selfs volke wat nie oor 'n onafhanklike staat beskik nie, het tog 'n grondgebied wat hulle as volkseiendom beheer. Hier kan na talle voorbeelde verwys word: die Vlaminge in België, die Franse in Kanada, die Koerde in Iran, ens.

Hierdie volke se voortbestaan is verseker behalwe vir uitsonderlike gebeurtenisse wat mag plaasvind, soos volksmoord of kernvernietiging. Volke wat op hul beurt die meeste bedreig word, is dié wat om een of ander rede hul eie volksbasis verloor. So is daar die Este en Lette in die USSR wat nie bedreig is deur die verlies van hul onafhanklikheid nie, maar deur die meer onlangse massa-immigrasie van Russe na hul lande.

Vergelyk hierdie situasie van 'n volk met 'n eie land met die van die Blankes in Rhodesië voor Swart oorname. Alhoewel hulle oor politieke mag beskik het, het sowat 275 000 Blankes verspreid oor 'n gebied gewoon wat terselfdertyd deur sowat 6 000 000 Sjonas en Matabeles bewoon is. Hulle het dus as gemeenskap oor geen land beskik nie, nieteenstaande die feit dat hulle as individue die meeste grond besit het.

Grond kan BESIT word, maar 'n land moet BESET word. 'n Land behoort aan die meerderheid van sy inwoners, nie aan die rykste individue nie.



Hoewel 'n setlaarsgroep gewoonlik die hele staatsgebied as sy eiendom opeis, verloor hy ook gewoonlik die hele gebied, want hy het doodeenvoudig nie die getalle om dit te behou nie.

Bekyk 'n mens nou die posisie van die Afrikanervolk, dan word dit uit die staanspoor duidelik dat ons meer in gemeen het met 'n koloniale setlaarsgroep as met 'n volk. Alhoewel die Afrikaners beweer het dat hulle 'n volk is, was daar vir baie dekades geen begeerte om vir die volk 'n eie land te verwesenlik nie. Die Afrikaners het dit inderdaad verkies om in een staat saam met miljoene vreemdvolkiges te woon, want dan kon hulle gebruik maak van hierdie mense se arbeid. Soos tipiese koloniale setlaars is daar dan vandag nog talle Afrikaners wat op die hele staatsgebied van Suid-Afrika aanspraak maak as hul magsfeer. Hulle beskou die prysgawe van grondgebied as 'n "neerlaag". In stede daarvan om dus vir hulself 'n toekoms in te rig, het hulle met Imperiale ywer begin om stukkies en brokkies grond aan ander volke af te staan. Hierdie siening dat die Afrikaner op die hele Suid-Afrika kan aanspraak maak is nie net absurd nie, dit is ook feitelik en histories foutief. Die hele gebied wat in 1910 die Unie van Suid-Afrika geword het, was nooit voorheen die domein van die Afrikanervolk nie. Die absurditeit van die begrip "Blank Suid-Afrika" word net verder beklemtoon deur te let op die bevolkingsgetalle van die staat Suid-Afrika. Sowat 25 miljoen Swartes teenoor sowat 5 miljoen Blankes (3 miljoen Afrikaners).

Vir meer as 70 jaar tree die Afrikaners dus nie meer op soos 'n volk nie. Ons het 'n staatsbestel aanvaar waarin ons volk numeries gereduseer word tot 'n irrelevante minderheid, waarin ons beslis nie meer die staatsvolk is nie. Daardeur het ons onsself onafwendbaar geplaas in die posisie van 'n koloniale setlaarsgroep. Ons is die mees verspreide gemeenskap in Suid-Afrika en woon van die Kaap tot aan die Limpopo. Nêrens is ons getalle egter sodanig dat ons die meerderheid van die bevolking uitmaak nie. Terwyl ons dus die grond besit, beset ons dit beslis nie. Selfs die Kleurlinge kan veel eerder op 'n eie land aanspraak maak as die Afrikaners want hulle beset tenminste die Wes-Kaap baie effektief, en is die grootste bevolkingsgroep aldaar. Alhoewel ons dus op hierdie stadium oor baie grond beskik, beskik ons nie oor 'n land nie.

Alhoewel daar talle Afrikaners is wat hierdie bewering sal wil ontken, word dit tog bevestig deur ons politieke optrede sedert Uniewording. Hierdie optrede is bepaal deur 'n gevoel van bedreigdheid jeens die groot Swart getalle. Instede daarvan om egter die probleem in sy kern aan te durf en vir onsself 'n eie land te verwesenlik waar Swart getalle geen gevaar vir ons sou

inhou nie, het ons uit gemaksug en kortsigtigheid weggeskram daarvan en verkies om gebruik te maak van kunsmatige tegnieke om ons posisie te verskans. Ons het na dieselfde tegnieke gegryp as alle ander setlaarsgroepe, naamlik politieke manipulasie en sosiale skeiding. Die politieke manipulasie was uitsluitlik daarop gerig om te verhoed dat die meerderheid van die bevolking hul regmatige politieke regte verkry en politieke beheer oorneem. Sosiale skeiding moes weereens op 'n kunsmatige manier vergoed vir die gebrek aan 'n eie land. Deur eie woongebiede en skole te skep is die illusie geskep dat ons inderdaad in ons eie land woon. Die versnelde verval van al daardie skeidingswette toon egter vandag aan ons hoe groot die illusie werklik was. Nogtans is daar steeds talle Afrikaners wat hul eie propaganda glo... hulle verkies om verby Swart getalle te kyk... Die Swartes het mos hul tuislande, is die verskonende antwoord. Die vraag is egter nie wat hul lande van herkoms was nie, maar waar hulle permanent woon en werk.

Die Afrikaner het homself dus vasgedraai in sy eie teenstrydighede. Dit is beslis nie meer goed genoeg om te sê dat ons 'n volk is nie, ons sal moet optree soos een.

**Wil ons 'n volk wees?**

**Alhoewel hierdie teenstrydighede ongemerk by die meeste Afrikaners verbygegaan het, het dit nie by ons vyande verbygegaan nie. Daar is reeds meermale verwys na die tegniek van die sielkundige oorlogvoering; naamlik om al die teenstrydighede en swakplekke in die geestelike wapenrusting van die teikenvolk te identifiseer en die aanslae daarop toe te spits. Hierdeur slaag die aanvaller daarin om die volk toenemend te verwar, onseker te maak en van sy beginselbasis af te stoot.**

**Die groot digter N.P. van Wyk Louw het jare gelede reeds gewaarsku dat ons volk nie sal kan voortbestaan as hy iets boos word vir die beste binne en buite hom nie. Talle welmenende Afrikaners het dan ook al voor die aanslag geswig en dit is vandag nie ongehoord om die volgende vrae uit die monde van Afrikaners te hoor nie: "Waarom is dit belangrik om ons eie volksbestaan te behou? Waarom kan ons nie maar opgaan in 'n gemengde gemeenskap nie?" Hierdie vrae is insigself uitstekende voorbeelde van die sielkundige aanslag, omdat die basis van die volk self bevraagteken word. Sodoende word verwarring gesaai en word volksvaste Afrikaners op die verdediging gedwing. Dit is selde indien ooit dat 'n mens die weervraag hoor: "Waarom is dit so belangrik dat ons ons volksbestaan moet prysgee? Waarom moet ons opgaan in 'n gemengde gemeenskap? Watter doel sal ons daarmee dien?"**



**Die blote feit dat hierdie vrae egter al deur Afrikaners gevra word maak dit duidelik dat die Afrikaner sal moet kies of hy 'n volk wil wees of nie. Ons kan nie slegs lippediens doen aan die konsep van volkskap maar die oomblik dat dit iets meer van ons vra wegskram van die offers nie. Vanweë die teenstrydigheid van die huidige situasie is dit vanselfsprekend dat die Afrikaner in een van twee rigtings kan oorval. Daar is diegene wat beweer dat die staatsbestel behou moet word en dat die Afrikaner daarbinne bereid moet wees om sy volkskap af te sweer in ruil vir "goeie menseverhoudinge" of in die opgaan in 'n "nuwe nasie". Andersyds is daar diegene wat beweer dat die staatsbestel van Suid-Afrika prysgegee moet word ter behoud van ons volkskap.**

**Dis Christelik verantwoord**

Daar is talle redes waarom dit belangrik is dat ons ons volkskap ten alle koste moet behou. Die eerste rede hou verband met ons godsdienstige begronding. In die eerste tydperk na die sondvloed was daar geen verskillende volke en nasies nie. Daar was slegs een mensheid. Hierdie massa mense het probeer om die stad Babel as hoofstad van die wêreld te bou, met 'n pragtige toring, waaromheen die hele mensdom as een polities-kulturele eenheid versamel kon word. (*A.J. Verbrugh*, Deel I, p. 92). God het egter hierdie planne verydel en het die toringbouers met taalverwarring uiteengedryf in volke, sodat hulle sy bevel van Gen. 1:28 kon uitvoer om te vermeerder en die aarde te bewerk, te bewoon en te bewaak (Gen. 11 vs 8, 9). Ook in die lied van Moses (Deut. 32:8) staan duidelik dat die Allerhoogste aan elke volk sy land en grense gegee het. Hy het dit gedoen sodat later ook die volk van Israel, waaruit nog weer later die Messias voortgekom het, 'n eie begrensing gekry het. Ook in die Nuwe Testamentiese tyd het die Apostel Paulus nogeens gesê dat God wil hê dat elke volk gedurende bepaalde tye bepaalde grense t.o.v. sy woongebied moet hê en dat daar dus verskeidenheid moet wees. (*Verbrugh*, p. 92).

Handelinge 17:8: "En Hy het uit een bloed al die nasies van die mensdom gemaak om oor die hele aarde te woon, terwyl Hy vooraf bepaalde tye en grense van hul woonplekke vasgestel het." Dat hierdie situasie tot die eindtye moet voortduur, spreek uit verskeie gedeeltes van Openbaring, bv. 13:7; 14:6. Om slegs een gedeelte aan te haal oor die nuwe Jerusalem, hoofstuk 21:24, 26: "Die nasies sal in die stad se lig lewe, en die konings van die aarde bring hulle skatte daarheen". "Die mense sal die skatte en die rykdom van die nasies daarheen bring."

Nêrens is daar sprake van 'n doelbewuste Goddelike opdrag dat die mense

doelbewus die verskille wat tussen hulle bestaan moet ophef om sodoende weer een algemene mensdom te vorm nie. Inteendeel: die eenheidstate oor volksgrense heen (Assirieërs, Perse, Romeine ens) neig na goddelose ryke. Diegene wat dus beweer dat die Afrikaner sommer ligtelik sy volkskap moet prysgee sal hulself baie deegliker moet verantwoord. Is dit boonop slegs die Afrikanervolk wat dit moet doen, of is dit alle volke? As slegs die Afrikanervolk uitgesonder word, dan is dit opsigtelik deel van die aanslag om ons volk te vernietig. As daar beweer word dat alle volke dit moet doen, dan word daar 'n nuwe dimensie daaraan toegevoeg waarmee 'n mens ook probleme het. Dan vorm dit duidelik deel van die sogenaamde 'Een-wêreld-regering"-beweging. Dit is sterk te betwyfel of hierdie nuwe Toring van Babel in opdrag van God of in sy Naam gebou sal word.

**Dis histories verantwoord**

Daar is egter ook talle ander redes waarom dit vir ons belangrik is om ons volkskap te bestendig. Die eerste is die lesse van die geskiedenis. Uit die voorafgaande geskiedenis het ons geleer wat die gevolge van Swart oorheersing vir die Blanke gemeenskappe was. Sonder om aan die gebeure 'n noodwendigheid te verleen is daar tog opsigtelike redes waarom dit gebeur het, redes wat totaal deur die linkses verswyg word. Dis aan elke rasionele mens duidelik dat daar groot kultuurverskille tussen verskillende volke bestaan. Tussen volke uit verskillende beskawingskringe is die verskille egter die grootste. Daar bestaan sekerlik groot verskille tussen die Franse en Duitsers; maar die verskille tussen die Franse en Zoeloes of die Duitsers en Indiërs is heelwat groter as hul verskille met mekaar. Die rede daarvoor is voor die hand liggend. Beide die Franse en Duitsers is lede van die Europese beskawingskring terwyl die Zoeloes deel van die Afrika-beskawingskring en die Indiërs deel van die Asiatiese beskawingskring is.

Uit die geskiedenis van Afrika leer ons dat die verskille tussen Wit en Swart op die vasteland net te groot was om te oorbrug. Die Blankes wat agtergebly het, doen dit as individue met min of geen gemeenskapsbetrokkenheid nie. Daar is nie 'n enkele Blanke gemeenskap wat as 'n duidelik-identifiseerbare gemeenskap sy voortbestaan binne 'n Swart staat kon verwesenlik nie. Die rede daarvoor is dat byvoorbeeld die politieke, sosiale en ekonomiese struk-ture van die Swartes te veel verskil van dié van die Blankes. Ook daar was daar die Blankes wat geglo het dat die Swartes "opgevoed" kon word, met ander woorde heeltemal verwesters kon word. Dis egter opsigtelik naïef om te glo dat 'n kultuur wat duisende jare oud is, binne 'n geslag of twee van



westerse onderwys heeltemal uitgewis kan word. Dan raak 'n mens nie eers die kwessie aan of die Swart volke verwesters wil word, al dan nie.

In 'n Swart Suid-Afrika (Azanië) sal daar vir 'n selfbewuste Afrikanervolk geen plek wees nie. Daar mag individue wees wat 'n Swart bewind sal kan verdra. Die meerderheid Afrikaners sal egter onafwendbaar dieselfde paad-jie loop as al hul voorgangers... na lughawens en hawens. Selfs al kyk 'n mens verder as Afrika dan is daar skaars 'n enkele "minderheidsvolk" ('n volk wat sy selfstandigheid verloor het) wat tevrede is met hul lotgevalle. Dis om hierdie rede dat honderde van hierdie volke op hierdie huidige oom-blik nie wegskram van 'n gewapende en gewelddadige stryd om hul onafhanklikheid te herwin nie. Die illusie van een vredeliewende algemene mensdom is net wat dit sê: 'n illusie. Die werklikheid is: as 'n volk sy selfbe-skikkingsreg verloor het, is hy voëlvry verklaar, of word hy van die wêreldkaart afgevee.

**'n Volk in eie reg**

Ons volkskap is die kragtigste wapen in ons arsenaal ter oorlewing. Ons is 'n volk met 'n eie identiteit, taal, kultuur en tradisies. Ons is ook 'n volk met 'n eie reg. Dit is die grootste verskil tussen ons en die ander Blanke gemeenskappe in Afrika. Dit bied aan ons die moontlikheid van 'n bin-dingskrag en toekomsstrewe waaroor hulle nie beskik het nie. In die afwesigheid van so 'n krag het daardie gemeenskappe hulle tevergeefs beroep op hul meerderwaardigheid, of hul ekonomiese bydrae en tegnologiese oppergesag. Hulle het hulle tevergeefs gewend tot poitieke manipulasie en sosiale skeiding om hulself te red. Nie een van die gemeenskappe het gepoog om vir hulself 'n eie grondgebied af te pen waarin hulle die meerderheid sou wees nie, en al hul tegnieke kon hulle nie beskerm teen getalle nie. Die ander meganisme van "geleidelike hervorming" kon hulle ook nie red nie want hulle kon slegs tot op 'n punt die gang van sake bepaal. Daarna het die numeriese gewig die skaal laat oorhel na die Swartes en het hulle die gang van sake begin bepaal, en hul gang en die gang van die Blankes was natuurlik twee verskillende dinge.

Daar staan geskryf dat God aan alle volke bepaalde tye en grense gegee het. Hy het met ander woorde elke volk se land vir hom afgebaken. Ook met die Afrikanervolk het God dit gedoen. Alhoewel die Afrikanervolk in die Kaap sy oorsprong gehad het, was dit vroeg reeds duidelik dat dit nie die land van die Afrikaner sou wees nie. Reeds uit die staanspoor het daar 'n antipatie tussen die Vryburgers en die Kaapse amptenary ontstaan. Die Afrikaners

het al hoe dieper die binneland in uitgewyk. Met die koms van die Engelse is hierdie teenstellinge nog verder vergroot, met die gevolg dat die kern van die volk tydens die Groot Trek hul waens gepak en heeltemal uit die kolonie verhuis het. Dit was 'n unieke daad van politieke verset in die wêreldgeskiedenis: dat 'n volk sy besittings opgepak het en sy land verlaat het op soek na 'n nuwe heenkome. "Reeds voor sy vertrek uit die Kolonie spreek Andries Pretorius die gedagte uit dat die Trek van God gewil is, en as dit Hom behaag, sou die trekkers in die land waarheen hulle verhuis, "tot een volk worden en ter Syne eere leven" (*V.d. Walt.* p. 197).

Lank voordat daar egter selfs gedink is aan die idee van trek was 'n ander unieke gebeurtenis besig om hom af te speel in die binneland van Suid-Afrika. Hierdie gebeurtenis het later bekend geraak onder die term Difaqane. Dit was 'n grootskaalse bevolkingsverskuiwing en volksmoord onder die inheemse Swart stamme. Die hele proses het sy oorsprong gehad omstreeks 1817 met die opkoms van die Zoeloekoning Tsjaka. Hy het 'n verowcringsveldtog aan die gang gesit wat na bewering oor die verloop van twee dekades meer as 2 miljoen slagoffers tot gevolg gehad het. Dit het 'n lank gevestigde bevolkingspatroon heeltemal vernietig en die hele hinterland van Suid-Afrika, met enkele uitsonderings, verander in 'n onbewoonde wildernis. Met die uitsondering van die Matabeles onder Silkaats wat 'n rowerbestaan in Transvaal gevoer het was die hele binneland kaal gestroop van sy bevolking. Dit was hierdie gebeurtenis wat die hele Groot Trek moontlik gemaak het. As dit nie daarvoor was nie sou die Voortrekkers hul vanuit die staanspoor vasgeloop het in 'n digbewoonde gevestigde gebied, soos wat die geval was t.o.v. die Xhosa gebiede waarheen die trekkers beweeg het.

Daar is voldoende getuienis dat die land waarheen die Voortrekkers beweeg het, leeg en sonder inwoners was. Die bevolkings wat vroeër daar gewoon het, is uitgewis deur die Zoeloes en die Matabeles en dit was nie nodig vir die Voortrekkers om enige volk se grond te steel nie. Nadat hulle uit selfverdediging die Matabeles verslaan het, en hulle oor die Limpopo gevlug het, was die land leeg en onbewoon en kon die Afrikaners begin om vir hulle eie volkstate af te pen. As historiese proses is die Difaqane vry algemeen bekend. Minder opvallend vir meeste historiese waarnemers is die tydsberekening van hierdie proses. Is dit toevallig dat dit uit die bloute plaasgevind het, slegs enkele jare voor die Groot Trek? As dieselfde gebeurtenis 'n eeu vroeër of enkele dekades later plaasgevind het, sou die invloed op die verloop van Afrikanergeskiedenis ingrypend anders gewees het.

Of 'n mens Goddelike ingryping in hierdie gebeurtenis sien of nie, toe die



Afrikaners met hul uittog begin het op soek na 'n nuwe land... was daar 'n nuwe land wat hulle kon gaan afpen. Dis deur andere vir hul skoongemaak sonder dat dit vir hulle nodig was om hul hande met bloed te bevlek in die verowering van 'n land. Selfs die lydingsgeskiedenis van die Trekkers in Natal kan in die lig hiervan nuwe betekenis kry. Was alles wat daar gebeur het nie 'n duidelike teken aan die Trekkers dat dit nie hulle land was nie? Latere gebeure, afgesien van die oorloë met die Zoeloes, bevestig hierdie feit. Nieteenstaande al die offers wat daar gebring is, moes die Afrikaners tog later die land weer prysgee aan die Engelse. Tot vandag word Natal nie gereken as Afrikanergebied nie. Dieselfde kan nie gesê word vir die res van die binneland van Vryheid (Noord-Natal), Transvaal, OVS en selfs die noordelike streke van die Kaapprovinsie nie. Daar is geen onsekerheid dat hierdie Afrikanergebiede is nie.

Toe die Afrikanervolk dus sy nuwe land gaan afpen het, was dit skoon. Dit is begrens of deur Goddelike ingryping of deur gebeure buite die beheer en invloed van die Afrikanervolk self. As 'n mens die belofte van God dat Hy aan volke hul woongebiede en begrensing verleen aanvaar dan is dit logies om te glo dat Hy ook Sy beskikking laat geld het in die afbakening van die land van die Afrikaner.

Die belangrikste saak is egter dat die land skoon was toe die Afrikaner hom gekry het. Wat het die Afrikanervolk met hierdie land van hom gemaak? Eerstens was hy nie tevrede met hierdie begrensing nie en wou met Uniewording die grense daarvan uitskuif. Tweedens het hy in ruil vir ekonomiese welvaart en uit gemaksug hierdie land oorgegee aan vreemdelinge. Tot so 'n mate dat die Afrikaners vandag by verre in die minderheid is in die land wat ons glo God aan ons gegee het. Dit lyk asof die Afrikanervolk vir alle praktiese doeleindes hierdie land teruggegooi het in God se gesig. Is dit verbasend dat ons vandag op die punt van vernietiging staan? Is dit verbasend dat ons deur die hele wêreld uitgesonder word vir vernietiging?

Ons kan nie beweer dat ons nie 'n land gekry het nie. Ons kan slegs erken dat ons die land wat aan ons gegee is uit lamsakkigheid laat vervreem het. Ons het ons eersgeboortereg verkwansel vir die potjie lensiesop van goedkoop Swart arbeid.

Nou bereik ons die punt van die groot keuse.

**Ons moet kies!**

Ons kan kies om voort te gaan op die pad wat ons vir die afgelope sewentig jaar geloop het. Dit is die pad van toenemende vervreemding van ons eie

land totdat ons onafwendbaar moet swig voor die getalle-oorwig van die Swartes. Presies op dieselfde manier as wat die ander Blanke Setlaarsgroepe voor die druk moes swig. As ons hierdie keuse maak dan is ons niks anders as 'n setlaarsgroep nie, want dan het ons ons land prysgegee, en het ons nie meer 'n aanspraak nie. Dan moet ons maar die absurde hoop laat vaar om op een of ander manier met een of ander grondwetlike foefie of minderheidswaarborg ons posisie te verskans. Dan moet ons ophou om onsself te bluf met geykte retoriek en pragtige woorde want die werklikheid van Afrika het ons ingehaal.

Of ons kan kies om weereens hierdie land wat aan ons gegee is, te herwin. Om te poog om die foute en mislukkings van die verlede te herstel.

Niemand beweer dat dit maklik gaan wees nie. Ons jarelange gemaksug gaan met weerwraak op ons toesak. So omvangryk het die Afrikaner se selfvernietiging geword, so monumentaal die vervreemding van ons land, dat die meerderheid Afrikaners vandag eenvoudig net nie kans sien om te herstel wat hulle verbrou het nie. Dit is die mense wat maar liewer wil "swig voor die realiteite". Hulle wil egter op so 'n manier probeer swig dat hulle tog nie heeltemal moet betaal vir hul versuim nie.

Hulle is die eerste mense wat sal vra: "Maar wat wil julle doen met die stedelike Swartes in Soweto?" Wel wetende dat daar nie 'n kitsresep bestaan nie. Niemand kan sewentig jaar se nalatigheid in twee minute regstel nie. Dit beteken egter nie dat daar geen oplossing is nie. Ons het hierdie vreemdelinge immers ingebring en ons sal maar net maniere moet prakseer om hulle weer te verwyder. Die tyd toe opportunistiese politici van openbare verhoë af kitsoplossings aan 'n passiewe volk kon voorhou, is verby. Daar is net een manier waarop ons weer ons land gaan herwin, en dit is deur baie harde werk. En as ons nie bereid is om daarvoor te werk nie, dan spreek dit vanself dat ons nie verdien om voort te bestaan nie. Deur ons dade, en nie net woorde nie, gaan ons besluit wat die toekoms van die Gelofteland en die Geloftevolk gaan wees. Dit is die roeping van die Afrikanervolk.

Dis nie hier gepas om in meer besonderhede in te gaan op die konsep van 'n eie Afrikanervolkstaat nie, omdat die onderwerp al breedvoerig behandel is in onder andere die volgende publikasies:

| | |
|---|---|
| Van Tonder, R. | : Die Boerestaat |
| Lubbe, W.J.G. (red) | : Witman waar's jou tuisland? |
| Swart, A | : ... en hier is nou ons nuwe Boerevolkstaat |
| Booysen, H | : Boerevolkstaat: Kort en Kragtig |
| Bruwer, P.F. | : Republiek Afrikana – Tuiste vir die Afrikaner |



HOOFSTUK 18

# Die einde van die begin... of die begin van die einde...

Die hele sielkundige aanslag teen die Afrikanervolk is dus daarop gemik om Suid-Afrika onder Swart oorheersing in te dwing. Volgens die Afrikaniste sal Afrika slegs dan verenig en bevry wees en in staat wees om sy roeping te vervul.

Indien ons volksnasionalisme en die skepping van 'n Afrikanervolkstaat as alternatief aanvaar, dan slaag ons vir die eerste keer in 'n lang tyd daarin om 'n sinvolle morele begronding vir ons eie stryd daar te stel. Alhoewel ons seker nog lank opgeskeep sal sit met die vooroordele van die verlede, slaag ons daarin om weg te breek uit die morele hinderlaag waarin ons gelei is. Instede daarvan om voortdurend die beskuldiging van negatiewe rassisme te probeer weerlê of om holderstebolder van die een toegewing na die ander te strompel, kan ons nou voluit veg vir 'n regverdige voortbestaan vir ons volk.

**Wat beteken Swart oorheersing?**

Daar sal nog baie Afrikaners wees wat huiwerig sal vassteek voor die aanvaarding van so 'n nuwe konsep en wat sal probeer vasklou aan die ou bedeling. Hierdie ingesteldheid herinner sterk aan 'n uitspraak deur George Orwell in sy boek "Nineteen Eighty-four": "Wat jy sien en hoor is nie waar

nie... wat Ouboet (Big Brother) vir jou sê is waar, dis waar."

Talle mense sal hulle dus nog steeds vrywillig laat mislei deur beloftes en soetsappighede, nieteenstaande die feit dat daar van die vorige beloftes niks oorgebly het nie, en nieteenstaande dit wat elke Afrikaner vandag daagliks in Suid-Afrika sien en hoor. Omdat dit die geval is, moet ons weereens kortliks let op wat Swart oorheersing vir ons sal beteken. (Teen hierdie tyd verwerp almal seker al die illusie van vreedsame magsdeling tussen 30 miljoen Swartes en 5 miljoen Blankes).

Dit is uiteraard slegs 'n siener wat werklik sal kan voorspel wat in Suid-Afrika sal gebeur tydens en na Swart bewindsoorname. Die enigste geldige barometer waaroor ons beskik is die gebeure in die res van Afrika. Daar is hoegenaamd geen rede om te glo dat sake in Suid-Afrika enigsins anders sal verloop nie, daarvoor het ritueel van Uhuru homself al te dikwels met eentonige reëlmaat herhaal.

Die ergste wat kan gebeur, is dat ons volk óf fisies uitgedelg en vermoor óf fisies uit die land van ons vadere gedryf sal word, om ons eie diaspora te beleef as 'n volk versprei dwarsdeur die wêreld. In die nuwe staat Zimbabwe is tussen honderd en honderd en dertigduisend Matebeles deur Mugabe se Vyfde Brigade vermoor, in 'n suksesvolle poging om die Matabele-weerstand te verminder. Geen haan het daaroor gekraai in die Westerse Wêreld nie... Uit die geskiedenis wat ons in hierdie boek gelees het, is dit 'n moontlikheid wat beslis nie buite rekening gelaat kan word nie.

Ten beste sal dit beteken dat ons individuele teenwoordigheid in die nuwe Swart Azanië geduld sal word, maar dat ons 'n hulpelose minderheid sal wees met geen sê oor ons eie lotgevalle nie. Ons sal so 'n klein minderheidjie wees dat ons nie eers enige invloed sal hê op die regering van ons land nie. Ons sal ook slegs geduld word in die mate dat ons ons voorgeskrewe rol as "ekonomiese bate" vir die Swart bewind vervul. Hulle sal eenvoudig enigiets met ons kan aanvang en ons sal geen manier hê om onsself te verset of om ons uit te spreek teen die optrede nie.

Indien Afrika as barometer geneem word, dan is daar tussen 80% en 90% kans dat die nuwe regering van Azanië 'n outokratiese bewind sal wees. Die tipe van outokrasie kan wissel van 'n een-party stelsel tot 'n militêre diktatuur. Algemene demokratiese verkiesings sal iets van die verlede wees en staatsgrepe sal die normale manier van regeringswisseling word, met die gepaardgaande bloedvergieting.



Indien Afrika weereens as barometer geneem word, asook die uitsprake van plaaslike Swart leiers, dan word dit 'n uitgemaakte saak dat 'n sterk sosialistiese ekonomiese stelsel ingestel sal word. Dit sal onder andere behels dat die hele ekonomie sentraal beheer sal word met die soort chaos wat gewoonlik daarmee gepaard gaan. Volgens die Freedom Charter sal die plase ook byvoorbeeld onder die plaasarbeiders verdeel word. Al hierdie aksies sal eerstens ekonomiese stagnasie en disintegrasie in die hand werk, soos wat die geval was in die res van Afrika. Tweedens sal dit ook bes moontlik lei tot dieselfde mensgemaakte hongersnood wat so kronies is in die Afrika van vandag.

Indien Afrika nogeens as barometer geneem word, is dit duidelik dat die samelewing heeltemal geïntegreer sal word en dat daar – vanweë die groot bevolkingsverskille binne die staat – absolute voorkeur aan "nasionale eenheid" gegee sal word. Dit beteken dat 'n nuwe Azaniese identiteit gekweek sal word en dat "partikularisme" en "eksklusiwiteit" met hand en tand beveg sal word. Die Swart leiers het reeds verklaar dat Engels die nuwe taal sal wees; Afrikaans sal sy amptelike status verloor. Dit sal beteken dat dit nie meer gebruik sal word in radio en TV uitsendings of in amptelike korrespondensie nie. Die belangrikste is egter dat dit nie meer onderwystaal sal wees nie. Alle skole sal geïntegreer word, en aangesien die Swartes in elk geval nie die konsep van moedertaalonderwys aanvaar nie, sal hulle beslis aandring op Engels. Afrikaans – as die taal van die verdrukker – sal hoegenaamd nie geduld word nie.

Hierdie is 'n paar basiese riglyne wat getrek kan word. Daar is baie ander dinge wat ook genoem kan word, soos byvoorbeeld die "Africanization" (Verswarting) van die staatsdiens, wat 'n groot getal Afrikaners byna in 'n oogwink tot die bedelstaf kan dwing. In so 'n situasie, waarin 'n volk se kulturele regte en identiteit afgetakel word, die laaste grein van sy politieke selfbeskikking hom ontneem word, en hy dan ook nog 'n totale verlaging van lewensstandaarde, selfs hongersnood in die gesig moet staar... om nie eers te praat van die grootskaalse viktimisasie en terrorisering van Blankes waarmee reeds begin is nie – is dit duidelik dat 'n groot getal Afrikaners, soos in die res van Afrika, nie meer sal kans sien om hier aan te bly nie. Daar is geen twyfel dat daar 'n grootskaalse uittog van Blankes – veral professioneel geskoolde mense – sal wees nie. Die uittog het dan al reeds begin en Australië word oorval deur aansoeke van belangstellende emigrante. Maar wat van die 80% Afrikaners – ongeveer 2 miljoen – wat nie landuit sal kan gaan nie? Dit sal nie net wees omdat hulle nie finansieël daartoe in staat sal wees nie, maar hoofsaaklik omdat ander lande bloot sal weier om hulle



*Vlugtelinge uit Vietnam*

te ontvang. Netsoos die Viëtnamese, "bootmense" wat haweloos op die see rondgedobber het sal dié Afrikaners vaderlandloos en sonder heenkome wees – ongewens en onbejammer.

Hoe onsmaaklik hierdie feite ook al mag wees, dit is ongelukkig die werklikhede van Swart oorheersing wat nie weggedink en goedgepraat kan word soos so baie liberaliste dit tans probeer doen nie.

Dit is egter nie slegs vir die Afrikaners wat so 'n toekomsbedeling nadelig sal beïnvloed nie. Soos in die res van Afrika sal die Suid-Afrikaanse ekonomie totaal in duie stort as daar 'n grootskaalse uittog van Blanke kundigheid is. Op sy beurt sal dit die oorweldigende meerderheid Swartes in Suid-Afrika laat verval in matelose ellende. Dis slegs die klein Swart regerende elite wat in hul "WaBenzi" sal rondry en lang toesprake in die VN sal gaan maak. En dit is juis die teenoorgestelde van wat die Afrikaniste dwarsdeur Afrika aan die Swart bevolking belowe het.

'n Verdere belangwekkende gegewe uit Afrika is dat die demokrasie die vin-



nigste vernietig word in heterogene state. Met ander woorde state waarin daar talle verskillende volke woon. Die rede daarvoor is voor die handliggend. Demokrasie is die skepping van die homogene volkstaat, beide in ou Griekeland (Athene) sowel as in moderne Europa. Elkeen van die demokratiese state in Europa is óf homogeen óf het een dominante volk soos byvoorbeeld die Engelse in Brittanje. In state waarin twee of meer volke woon is daar voortdurende stryd soos byvoorbeeld in België en Kanada. Sulke state skeur soms selfs uiteen soos in Cipras, of verval in Burgeroorlog soos in Libanon. In Afrika het die demokrasie dus om verstaanbare redes beperk gebly tot die enkele homogeenste state soos Botswana. Zaïre is demokraties onregeerbaar en Nigerië se soveelste eksperiment met die demokrasie het in 'n mislukking geëindig. Suid-Afrika is 'n hoogs heterogene staat met geen volk as volslae meerderheid nie, en daar sal dus 'n konstante stryd om politieke mag wees, soos wat ons weer onlangs in Zimbabwe ervaar het met die burgeroorlog tussen die Shonas en Matebeles. Diegene wat dus 'n "Swart meerderheidsregering" propageer as 'n hoogbloei van die demokrasie is of naïef of moedswillig. In 'n eenheidstaat Suid-Afrika kan dit op die lange duur op niks anders uitloop as 'n diktatuur nie.

Dis slegs in die lig van hierdie bleek prentjie dat die skepping van 'n Afrikaner volkstaat, nieteenstaande die offers, sinvol word, en 'n verdeling van die eenheidstaat Suid-Afrika in 'n aantal lewensvatbare volkstate 'n noodsaaklikheid word. Elke keer dat 'n Afrikaner egter terugdeins voor die offers wat gebring sal moet word vir 'n eie staat, sal hulle na hierdie alternatief moet kyk. Op hierdie tydstip in ons geskiedenis het dit skielik die politieke mode geword om toenemende integrasie te bepleit. Dit lyk na die maklikste manier om die probleem op te los, maar die dag wanneer die rekening afgelewer word, sal ons vir die eerste keer uitvind wat die dure prys vir hierdie kortpaadjie is.

**Die verwesenliking van 'n volkstaat**

Daar moet nie die illusie geskep word dat die totstandbrenging van 'n eie volkstaat geen opofferinge gaan verg nie. Daar sal baie beslis offers gebring moet word, maar as dit gebring is, dan bied dit ten minste aan die Afrikanervolk die moontlikheid van 'n veilige en welvarende toekoms. Aan Suid-Afrika bied dit 'n uitweg uit 'n eskalerende konflik... en veral 'n uitweg uit die moeras waarin die res van Afrika vasgeval het. Dit bied die moontlikheid om politieke vryheid vir almal te versoen met ekonomiese vooruitgang en kulturele opbloei. Nie soos in die res van Afrika waar die eersgenoemde gekry is ten koste van die laasgenoemde nie.

Laat ons dus in meer besonderhede kyk na dit wat 'n eie volkstaat sal moontlik maak:

**A. Geografiese Verdeling**

Alhoewel daar in die wêreld, en in Afrika, min tekens is van heterogene eenheidstate waarin al die burgers oor die lang termyn tevrede is met hul lot, is daar talle voorbeelde van volkstate waarin dit wel die geval is. Daar is ook op hierdie huidige oomblik tientalle volke dwarsdeur die wêreld wat besig is om hulle te beywer vir die skepping van 'n eie onafhanklike volkstaat. Die jongste groep wat hulle op die pad na 'n eie staat begeef het, is die Amerikaanse Negers. Onder leiding van mnr Farrahkan bepleit 'n toenemende getal Negers die skepping van 'n "New African Republic" in sommige van die VSA se suidelike state. Die republiek moet homself dan afskei van die res van die VSA en as 'n onafhanklike staat die wêreldtoneel betree.

Daar is talle voorbeelde van eenheidstate wat gedeeltelik of heeltemal opgebreek het in verskillende volkstate. Een van die bekendste voorbeelde is natuurlik die verbrokkeling van Oostenryk-Hongarye in tenminste drie verskillende state: Oostenryk, Hongarye en Tsjeggo-Slowakye. Dan is daar natuurlik die voorbeeld van Ierland (Eire) wat na meer as 500 jaar weer weggebreek het van die Britse eenheidstaat. (Daar is ook tekens van 'n groeiende gevoel van partisie in Skotland en Wallis.) So is daar ook die voorbeeld van Finland wat homself na eeue afgeskei het van Rusland. Met die val van die Britse Ryk in Indië het die gebied opgebreek in drie verskillende state naamlik: Indië, Pakistan en Sri Lanka. Later het Bangladesj ook onafhanklik geword. Tans is afskeidingsbewegings steeds een van die grootste probleme waarmee die sentrale Indiese regering te kampe het. Die bekendste stryd is natuurlik dié van die Sikhs wat hul deelstaat Punjab onafhanklik wil maak. Een van die mees onlangse voorbeelde van geografiese verdeling is dié van Ciprus in die vroeë taglgerjare in 'n Turkse staat en 'n Griekse staat. Dit is dus duidelik dat geografiese verdeling nie so 'n rare verskynsel is soos wat sommige liberaliste wil beweer nie.

Ook Suid-Afrika is 'n kunsmatige imperiale skepping waaraan ons mettertyd gewoond geraak het. Dit kan sonder veel drama uiteenval in sy natuurlike volkskomponente. Die konsep is nie nuut nie, want met Dr Verwoerd se tuislandbeleid wat gekulmineer het in ten minste vier verskillende onafhanklike volkstate naamlik: Transkei, Bophuthatswana, Ciskei sowel



as Venda is daar 'n begin gemaak met hierdie geografiese verdeling. Ongelukkig het Dr Verwoerd se opvolgers dit nie hul erns gemaak om die beleid tot sy logiese konsekwensies deur te voer nie.

Volgens hierdie ou "Afsonderlike Ontwikkeling"-prinsiep het dit daarom gegaan dat die Afrikanerregering 'n eie staat aan elk van die Swart volke aangebied het, en die Afrikaners sou dan die res kry. Vanweë die veranderende omstandighede sal hierdie perspektief moet verander. Dit moet nou vir ons eerstens daarom gaan om vir die Afrikaners hulle eie volkstaat te verwesenlik, op hul eie historiese grondgebied. Die res van Suid-Afrika moet dan die geleentheid gegun word om sy eie heil uit te werk volgens sy eie goeddunke. 'n Goeie voorbeeld hiervan is die Kwa-Natal Indaba wat reeds aan die gang is om 'n nuwe bedeling vir daardie streek uit te werk.

Suid-Afrika is groot genoeg vir al sy mense en daar is geen rede waarom ons mekaar 'n plek in die son moet misgun nie. Indien die hele proses sy verloop neem sal daar in die plek van die Unie van Suid-Afrika minstens elf verskillende state hul verskyning kan maak. Nege van hulle kan volkstate wees en twee gemengde state (volgens die inwoners se eie wense).

| | |
|---|---|
| Republiek Afrikana | Afrikaner |
| Republiek Bophuthatswana | Tswana |
| Republiek Ciskei en Transkei | Xhosa |
| Republiek Gazankulu | Shangaan |
| Republiek KwaNdebele | Ndebele |
| Republiek KwaNatal | Zoeloes, Indiërs, Engelse |
| Republiek Lebowa | Noord-Sotho |
| Republiek van Kaap die Goeie Hoop | Kapenaars (Kleurling en Blank) |
| Republiek Venda | Venda |
| Republiek Kangwane | Swazi |
| Republiek Qwaqwa | Suid-Sotho |

Een van die belangrikste vereistes is dat elke staat se grondgebied groot genoeg moet wees om 'n lewensvatbare toekoms aan sy mense te bied. Volgens die ou "Afsonderlike Ontwikkeling"-patroon was dit beslis nie altyd die geval nie. State het soms uit te veel stukkies en brokkies bestaan sodat hul lewensvatbaarheid as onafhanklike state reeds vanuit die staanspoor in die gedrang gekom het. A.g.v. die onbeheerde aanwas van die Swart volke kan getalle egter nie altyd 'n maatstaf wees nie.

Geografiese Verdeling is dus beslis nie 'n onoorbrugbare hindernis in die

weg van 'n Afrikanervolkstaat nie. Al wat dit sal behels is dat die proses waarmee lankal 'n begin gemaak is, tot sy logiese konsekwensies deurgevoer moet word.

**B. Bevolkingsontstrengeling**

Hierdie is seker die moeilikste aspek wat aangeraak moet word in die disintegrasie van Suid-Afrika. Omdat dit die lewens van miljoene mense raak, is dit vanselfsprekend 'n teer saak. Die vraag is egter of 'n mens miljoene mense moet oorgee aan 'n Swart marxistiese diktatuur omdat 'n mens bang is vir die korttermyn ongerief van bevolkingsontstrengeling?

Dat daar in Suid-Afrika in die toekoms grootskaalse migrasie gaan plaasvind is gewis, die vraag is net hoe dit gaan geskied. Gaan dit die voorbeeld van die res van Afrika aanneem met die gedwonge emigrasie van byna 5 miljoen Blankes na Europa, Noord en Suid-Amerika, en Australië, asook sowat 1 miljoen Indiërs terug na Indië of Brittanje? Of gaan dit die vorm aanneem van ordelike tussen-streek-migrasie binne die ou grense van die Unie? Watter een ons ookal kies, die getal mense wat sal migreer gaan omtrent ewe groot wees, dis net die manier en die gevolge wat van mekaar sal verskil. Met eersgenoemde sal dit 'n holderstebolder vlug wees en die nuwe ANC-regering sal nie 'n duit omgee wat van die Blankes word en waarheen hulle gaan nie. Die hele ekonomie sal in duie stort en die hele Swart bevolking sal in ellende verval. Met laasgenoemde kan dit op 'n ordelike en menslike manier geskied met die ekonomiese krag van 'n sterk ekonomie om die gevolge mensliker te maak.

Vir diegene wat hulle so blind staar teen hierdie probleem is dit nodig om weereens na enkele ander voorbeelde in die wêreld te verwys. Met die verdeling tussen Indië en Pakistan het meer as 100 miljoen mense (drie keer Suid-Afrika se totale bevolking) oor grense heen verskuif sonder dat daar enigsins 'n ophef van gemaak is. Met die verdeling van Ciprus het honderde duisende mense verskuif. Soos reeds genoem, het sowat 1,5 miljoen Blankes binne enkele maande uit Algerië padgegee. Die voorbeelde is legio: daar kan verwys word na die Indiërbevolking van Uganda wat uitgeskop is en die miljoen Ghanese wat deur die Nigeriese regering sowat 'n week tyd gegee het om Nigerië te verlaat.

Die gedwonge migrasie van mense is dus nie onmoontlik nie, alhoewel daar altyd probleme is. Hierdie probleme kan egter op 'n ordelike en beskaafde wyse gehanteer word. Vir die Afrikaners wat egter so oordrewe moreel pro-



beer wees moet dit duidelik wees dat as hulle nie bereid is om mense te verskuif om hul eie voortbestaan te verseker nie, dan gaan dit hulle wees wat in 'n gedwonge migrasie uit die land gejaag sal word, en aan die anderkant sal daar niemand wees om vir hulle huise te bou nie.

Dit is ongelukkig 'n feit daar daar gedurende die afgelope 70 jaar, vanweë eensydige ekonomiese ontwikkeling 'n toenemende bevolkingsverstrengeling plaasgevind het. Wanneer hierdie probleem egter in die lig gesien word van die wêreldgebeure waarna verwys is, dan blyk dit ook nie so omvangryk te wees nie. In hierdie verband moet daar verwys word na die talle en talle boere wat hulle plase moes ontruim sodat die grond by die ontwikkelende Swart state gevoeg kon word. Sommige van hierdie plase was modelplase, baie was geslagte lank in familiebesit. Die eienaars is geen keuse gegun nie. Hulle moes grond ontruim waarop hulle gebore is en grootgeword het, en waarin hulle voorgeslagte begrawe is. Vir sommige was dit 'n traumatiese gebeurtenis. Die media het feitlik geen nuusdekking aan hierdie gedwonge ontruimings verleen nie.

Hierdie opoffering is nodig geag in belang van die Swart Nasionale state, ter ontplooiing van hulle nasionale grondgebied. In een geval het selfs 'n hele dorp in die gedrang gekom (Mafeking).

Ons kan dus met reg dieselfde van die Swartmense verwag wanneer dit kom by die ontplooiing van *ons* nasionale grondgebied. Veral aangesien daar nouliks sprake sal wees van "erfgrond" of modelplase – hoogstens van 'n onlangs gekoopte huis of 'n huurhuis.

Ons kan ook met reg verwag dat die pers die situasie op dieselfde nugtere manier sal hanteer en hom nie aan diskriminasie *teen* die Blanke sal skuldig maak nie!

Met die geografiese verdeling van die land sal die oorgrote meerderheid van elke volk reeds binne sy eie staat gevestig wees. So sal sowat 2,4 miljoen van die 2,9 miljoen Afrikaners hulle byvoorbeeld reeds binne hul eie land bevind. Die grootste konsentrasie van vreemde stedelike bevolking waarmee ons te doen sal hê is op die Witwatersrand. Daar moet egter onthou word dat dit 'n stedelike bevolking is wat nie natuurlik is nie maar die gevolg is van ekonomiese migrasie. Stedelike bevolkings is vanweë hierdie feit ook altyd tydelik en wisselend en, om 'n radikale voorbeeld te noem, indien alle werksgeleenthede aldaar oornag verdwyn, sal die bevolking ook binne 'n jaar verdwyn. Dit mag miskien nodig wees om aan die gebied aanvanklik

outonome status binne Republiek Afrkana te verleen om sodoende die probleem oor 'n termyn op te los sonder dat dit die res van die land bedreig.

Dit is egter moontlik dat 'n ordelike bevolkingsontstrengeling kan plaasvind sonder die menslike ellende wat gewoonlik daarmee gepaard gaan. Die manier waarop dit gedoen moet word, kan natuurlik wissel na gelang van die omstandighede. In die onderstaande gedeelte sal daar na een so 'n moontlikheid verwys word.

### C. Ekonomiese Desentralisasie

Die bevolkingsverstrengeling teruggevoer word na ons geskiedenis van ekonomiese sentralisasie. Aanvanklik, toe die hele Suid-Afrika nog 'n landbougebied was, was die bevolkingsverstrengeling gering. Dit was eers na die ontdekking van diamante en goud dat dit 'n wesenlike faktor geword het. Vanselfsprekend het duisende mense gestroom na die plekke waar die werksgeleenthede was. Die grootste magneet was natuurlik die Witwatersrand rondom Johannesburg. Die insiggewendste aspek is die feit dat die plaaslike Swartmense nie in die myne wou werk nie en om daardie rede moes allerhande ander mense ingevoer word, soos die Sjinese aan die begin van hierdie eeu. Tot vandag toe word die grootste getal mynwerkers in naburige lande gewerf en kom hulle vir 'n kort termyn hierheen as kontrakwerkers.

Die sukses wat die mynbase egter gehad het met die ontworteling en verskuiwing van so 'n geweldige getal mense uit hul natuurlike tuislande, het hulle natuurlik bederf. Toe die Suid-Afrikaanse ekonomie die volgende fase van sy ontwikkeling binnegegaan het, naamlik Nywerheidsontwikkeling, het die geldbase presies op dieselfde wyse voortgegaan. Hulle het nie hul fabrieke gaan oprig waar hulle geweet het die arbeid is nie, nee, hulle het dit opgerig waar dit vir *hulle* gerieflik was. Die gevolg hiervan was dat miljoene mense in die verloop van die afgelope 50 jaar so ontwortel is. Dieselfde mense wat gewoonlik so histeries raak wanneer daar sprake is van gedwonge politieke verskuiwings, het hier grootskaalse ekonomiese verskuiwings afgedwing waar dit nie werklik nodig was nie. Hulle het geweet dat mense verskuif sou moes word om in hul fabrieke te kom werk, hulle het geweet dat daar in die stede geen geriewe vir hulle was nie. Die gevolg hiervan was dat die Swart arbeiders vir baie dekades in die grootste ellende in krotbuurtes rondom ons groot stede gewoon het totdat die regering onder leiding van Dr Verwoerd begin het om ordelike dorpsgebiede as tussentydse



maatreël uit te lê. Dit was in daardie stadium bekend as die verwydering van Swart kolle.

Dit is hierdie Swart ellende wat die ryk liberaliste dan om die Afrikaner se nek wil hang. Dit is dan kwansuis die Afrikaner se skuld dat dit bestaan. Die feit dat daar vandag in Suid-Afrika so min ellende bestaan in vergelyking met ander wêreldstede soos Laos, Rio de Janeiro, Nairobi en andere, is inderdaad een van die groot suksesse van die Afrikaner. Dit was die gedwonge ekonomiese verskuiwings wat mense uit hul kulturele milieu ontruk het en vir talle van ons hedendaagse probleme verantwoordelik is, wat die liberaliste vandag wil hê ons moet aanvaar as "onveranderbare realiteit".

Ekonomiese sentralisasie word in Suid-Afrika tot absurde uiterstes bedryf. By verre die grootste ekonomiese konglomoraat is die PWV gebied. Dit werk soos 'n magneet en suig al hoe meer mense en nywerhede in, terwyl die grootste deel van die land in verskillende stadia van onderontwikkeldheid verkeer. Buiten die kulturele, sosiale en politieke gevolge hiervan begin selfs die ekologiese gevolge katastrofale afmetings aanneem. Suid-Afrika is 'n waterarm land, maar nogtans bou die kapitaliste die grootste nywerheidskern ver van natuurlike waterbronne. Nywerhede is die grootste verbruiker van water. Met die huidige droogtetoestand is dit nog lank nie 'n uitgemaakte saak dat ons nie die grootste ekologiese ramp in menseheugenis sal beleef nie. Wat gebeur indien die Vaaldam opdroog? (Stand ten tye van skrywe 15%). Dit is die enigste groot waterbron wat die hele PWV gebied bedien. As die nywerheidsratte ophou draai omdat daar nie water is nie, stort die hele ekonomie in duie, om dan nie te praat van die menslike ellende nie.

Dit is duidelik dat daar nie slegs politieke redes bestaan vir die ontstrengeling van die PWV se ekonomiese infra-struktuur nie. Die vraag kan gevra word vir hoe lank hierdie gebied nog 'n ongehinderde toestroming van mense en nywerhede sal kan dra voordat dit die ekologiese balans heeltemal versteur, met rampspoedige gevolge vir almal.

Wat Suid-Afrika op hierdie oomblik die dringendste nodig het, is grootskaalse ekonomiese desentralisasie. Daar is in die verlede 'n halfhartige poging aangewend om grensnywerhede van stapel te stuur. Dit het slegs beperkte sukses behaal. Daar is baie gevalle bekend waar nywerhede na grensgebiede verskuif het, net om wins te maak uit die staatsondersteuning. Hierdie wins is dan weereens in die PWV gebied belê; die gevolg is dat in sy

wese daar min verander het aan die ekonomiese oorsentralisasie.

Die voordele van ekonomiese desentralisasie sal vir die hele sub-kontinent verreikend wees. Eerstens sal dit meer gebalanseerde ekonomiese groei dwarsdeur die gebied bevorder, asook 'n gesonder volkslewe en volksbou vir alle gemeenskappe. 'n Mens kry tog half die gevoel dat dit een van die redes is waarom die kapitaliste hierdie roereierbeleid toegepas het. Dit was die enigste manier waarop hulle hul kulturele oppermag kon bestendig. Indien mense van verskillende volke byvoorbeeld in een werksplek bymekaar gegooi word, dan word die taal van die werkgewer, Engels, noodwendig die algemene voertaal. Waarom is dit bv. nodig dat etlike honderde fabrieke aan die Rand met Zoeloe en Xhosa werkers beman word? Waarom kan daardie selfde fabrieke nie na KwaZulu of die Transkei of Ciskei verskuif word nie? Wat sou die ekonomiese implikasies vir daardie gebiede wees indien dit wel gebeur?

Dit is beslis nie onmoontlik om 'n fabriek in sy geheel op te pak en te verskuif na 'n ander plek nie. Die bekendste voorbeeld hiervan is natuurlik toe die Russe Duitsland aan die einde van die Tweede Wêreldoorlog geplunder het en talle fabrieke per spoor ooswaarts verskuif het. In tye van groot werkloosheid kan van hierdie proses gebruik gemaak word. In stede daarvan om R500 miljoen te bewillig om derduisende mense te gebruik om die gras langs die paaie te sny – iets wat nog beter deur masjiene gedoen kan word.

Tussen 60% en 70% van alle fabrieke aan die Rand kan verskuif word indien nodig. Die meeste van hulle is nie gebiedsgebonde nie en hulle is nie strategies van so 'n aard dat hulle onmisbaar is nie. Is daar werklik enige rede waarom byvoorbeeld: buitebande, koeldrankbottels, verf, vensterrame, skoene, fietse en talle ander produkte nie elders as aan die Witwatersrand vervaardig kan word nie? Die enigste rede is die mate van ongerief wat dit die vervaardiger aandoen, bv. die feit dat sy koste dalk minimaal mag styg omdat sy vervoerkoste groter is. Die nyweraars gaan argeloos voort met die grootskaalse verskuiwing en ontwrigting van mense, omdat die koste daarvan nog nooit deur hulleself betaal is nie. Hulle kon die koste aan behuising, sosiale geriewe, onderwys ens. rustig op die regering se skouers afskuif en slegs die voordele van die stelsel pluk. Dit is beslis nie die nyweraars wat betaal vir hierdie geriewe nie, dit is die Blanke belastingbetaler wat deur sy nek betaal vir die nyweraar se gerief.

Die idee is uiteindelik dus nie om mense te verskuif nie, maar om



werksgeleenthede te verskuif. Die mense sal die werksgeleenthede volg soos onlangs met die skepping van 'n nuwe stad, Secunda. In stede daarvan om dus meer as 'n kwart van die bevolking en 80% van die ekonomiese aktiwiteit op minder as 5% van die landsoppervlak saam te pers, sal so 'n ekonomiese desentralisasie bydra tot politieke stabiliteit, sosiale vooruitgang en 'n breë ekonomiese basis vir die hele sub-kontinent.

Weereens is hierdie taak groot in omvang, maar beslis nie onmoontlik nie. Die noodsaaklikheid daarvan word vir ons duidelik indien gekyk word na die alternatief: 'n prentjie wat baie beslis nie rooskleurig is nie, ook nie vir die nyweraar nie.

**D. Streekssamewerking**

'n Mens hoor dikwels die argument dat die Suid-Afrikaanse ekonomie 'n eenheid is en dat dit nie moontlik is om dit te verdeel nie. Hierdie stelling is tot 'n groot mate waar, maar slegs tot op die punt waar dit gebruik word as grondslag van 'n politieke hipotese, naamlik dat die eenheidstaat Suid-Afrika om daardie rede die enigste moontlikheid is.

Die Suid-Afrikaanse ekonomie is slegs in dié mate 'n eenheid waarin die hele wêreld se ekonomie 'n eenheid is. Ekonomie beteken tog die finansiële wisselwerking tussen verskillende gebiede. Net soos Suid-Afrika se ekonomie geraak word deur gebeure in Wallstraat, so word daardie lande se ekonomieë beïnvloed deur bv. die produksie van goud, platinum, chroom en ander minerale in Suid-Afrika. Indien daar 'n onderbreking in die produksie is sal selfs die ekonomie van die magtige VSA die impak daarvan voel net soos wat hulle die OPEK olieboikot gevoel het. Hierdie ekonomiese interafhanklikheid is egter nie nou 'n teken dat alle lande moet saamsmelt en een word nie. In Europa bestaan daar etlike verskillende state wat ekonomies heeltemal op mekaar aangewese is. Dit beteken egter nie dat hierdie volke nou moet ophou om te bestaan nie. Hulle het eenvoudig 'n organisasie gestig vir die reëling en koördinering van hul ekonomiese belange, naamlik die E.E.G. (Europese Ekonomiese Gemeenskap).

Dit spreek vanself dat daar ook in Suid-Afrika gestreef moet word na die totstandkoming van 'n (SAEG) Suid-Afrikaanse Ekonomiese Gemeenskap. In die vorige afdeling is daar gewys op die mislukking van beide Mnr Vorster en Mnr Botha se "konstellasie"-pogings. Een van die belangrikste redes is egter Suid-Afrika se absolute ekonomiese oppermag in vergelyking met naburige state. Indien daar state ontstaan wat ekonomies meer "gelyk"

is, is dit nie onmoontlik dat al hoe meer van Suider-Afrika se state hulle daarby sal aansluit nie.

Die stigting van 'n Afrikanervolkstaat beteken nie 'n poging om in volslae isolasie van die res van Afrika te beweeg nie. Dit is o.a. 'n poging om ook in Afrika aanvaar te word. 'n Afrikanerstaat wat nie meer die meerderheid Swartes polities onderhorig hou nie, het die volste reg om deur die res van Afrika aanvaar te word, en selfs lid te word van die OAE. Indien dit nie gebeur nie, kan dit slegs wees omdat die Swartman in werklikheid nie gekant is teen wat hy as rassisme beleef nie, maar teen die Witman self.

Ekonomiese samewerking beteken egter nie dat die Afrikaner bereid moet wees om sy politieke selfbeskikking en sy vryheid weg te teken om dit te bereik nie. Selfs ekonomiese samewerking het sy prys; die prys is dat ons as volk as gelykes in Afrika aanvaar word, die enigste Blanke volk op die Swart vasteland en die enigste wat nie bereid is om 'n minderwaardige posisie te beklee nie.



# HOOFSTUK 19

# Ons sal offer wat jy vra

**Vergete Beloftes**

In sub-kontinentale perspektief gesien, is daar dus talle voordele wat kan spruit uit die disintegrasie van Suid-Afrika. Meer voordele as om in dieselfde ou slaggate te bly trap as die res van Afrika, terwyl die enigste eenheid die eenheid van ellende sal wees. Hoe byna onafwendbaar hierdie hele proses is, word duidelik indien 'n mens jou nog die regeringsbeloftes tydens die Referendum kan herinner. Daar is aan ons *vrede* beloof (Stem Ja om 'n rewolusie te verhoed). Daar is aan ons *vriende* in die buiteland beloof; sedertdien het die sanksie- en disinvesteringsveldtog egter 'n hoogtepunt bereik. Suid-Afrika verkeer al sedert September 1984 in 'n staat van uitgerekte rewolusie. Elke Meidag en Sowetodag wat verbygaan word erger. Blankes word op 'n groot skaal uitgemoor soos die gesinne in Pretoria en elders. Swartes word geterroriseer deur die sogenaamde "halssnoer"-moorde. Daar is aan ons *voorspoed* beloof. Sedert die Ja-stem het 'n vooruitstrewende land byna totaal in duie gestort. Die waarde van die rand teen die dollar het gedaal, nie vanweë die droogte nie, maar vanweë die feit dat die meeste sakemanne in die wêreld nie meer enige geloof in hierdie regering het nie. Die een radikaler eis na die volgende word gemaak, en sodra daaraan toegegee word, is 'n volgende een reeds in sy plek.

Nieteenstaande beloftes tydens die referendumveldtog, is die Ontugwet en die Wet op Gemengde Huwelike reeds afgeskaf. Die groepsgebiede-wet is

reeds ernstig aangetas deur die gedwonge oopstelling van Stedelike sakesentra sowel as byvoorbeeld die gedwonge oopstelling van restaurante en bioskope in Blanke gebiede. Dit klink nie so erg soos die gerugte dat Mnr Heunis se departement al druk besig is om die totale afskaffing van die Groepsgebiedewet te beplan nie. Oënskynlik gaan daar eers sekere "grys gebiede" ingestel word, meer gegoede woonbuurtes, en as dit dan blyk dat daar nie 'n grootskaalse Swart inval van "Blanke" gebiede plaasvind nie, dan gaan dit as rede aangevoer word om die hele wet te skrap. Sodanig is die sagmaakproses waaraan ons tans onderwerp word.

Nieteenstaande hierdie opsigtelike tekens van Blanke politieke kapitulasie weier talle Afrikaners nog om dit te glo. Soos wat die Colons destyds van Generaal De Gaulle geglo het, glo die meerderheid Afrikaners dat al hierdie toegewings net vir die skyn is, dat Mnr P.W. Botha nog iewers 'n troefkaart in die mou het of hulle glo dat dit maar net 'n "oorgangsperiode" is, en dat die eintlike vrede en voorspoed op ons sal neerdaal as hierdie "moeilike tye" verby is.

In stede daarvan dat elke toegewing die land rustiger maak en die toekoms rooskleuriger, is presies die teenoorgestelde die geval. Mnr Botha is egter 'n briljante politieke strateeg en met die afkondiging van die Noodtoestand het hy weer baie Afrikaners gerusgestel; hulle is gesus met die gevoel dat alles onder beheer is. Hulle wil nie insien hoedat die Afrikanerkieser die afgelope twee dekades sinies uitgebuit is en koelbloedig aan die neus rondgelei is nie. Daar is 'n ou spreekwoord wat sê: 'n Volk verdien die regering wat hy het. Dalk is dit in ons geval inderdaad van toepassing.

Hoe dit ook al sy, sommige Afrikaners sal verkies om so voort te ploeter soos die afgelope agt jaar, met die vae hoop dat een of ander toekomstige toegewing tog al ons vyande in vriende sal omskep, tog lig aan die einde van die tonnel laat opgaan. 'n Groeiende meerderheid Afrikaners kan egter al deur die skyn van politieke wierook die swart afgrond sien. Dit is hierdie mense wat weereens die Afrikanervolk van ondergang kan red.

**Wat van die ekonomie?**

Hierdie is een van die eerste vrae wat skeptiese persone gewoonlik vra, met die geloof dat dit die uitklophou van die hele gedagterigting is. Hulle beweer tereg dat die Blankes nie op hierdie stadium die hele ekonomie kan bedryf nie. In die vorige hoofstuk is daar egter meer breedvoerig verwys na wat 'n moontlike ekonomiese beleidsrigting kan wees.



Die feit van die saak is dat daar tans in Suid-Afrika 'n ekonomie vir 30 miljoen mense bestaan, wat dertig miljoen mense nodig het om aan die gang te bly. Met die totstandkoming van Republiek Afrikana sal die grondgebied in die besit van die Afrikanervolk heelwat kleiner word, sowel as die gedeelte van die ekonomie wat dan nog onder ons jurisdiksie sal val. Wat hierdie mense dus uit die oog verloor is dat so 'n Afrikanerstaat aanvanklik oor 'n bevolking van slegs sowat 3 miljoen mense sal beskik. Om daardie rede het ons nie 'n ekonomie vir dertig miljoen nodig nie. Waarom vaskleef aan 'n monumentale ekonomie wat jouself in die proses gaan verwurg?

Daarom is dit nie vir ons 'n las nie, maar 'n bate om sekere gedeeltes van die huidige RSA onder ons jurisdiksie uit te skuif, want saam met jurisdiksie kom gewoonlik verantwoordelikheid en ons wil nie meer verantwoordelik wees vir die welvaart van 30 miljoen vreemdeling nie. (Lees ook H. Booysen se "Dinamiese Konserwatisme"). Hulle moet self die verantwoordelikheid vir hul eie welvaart en bevolkingsaanwas neem. Die Afrikanerbelastingbetaler het sekerlik al genoeg betaal vir Swart behuising, Swart maatskaplike dienste, Swart dorpe, Swart onderwys, Swart tuislande ens. ens. ens. Om dieselfde rede sal dit ook vir so 'n Afrikanervolkstaat moontlik wees om 'n groot deel van die PWV se ekonomiese infrastruktuur af te takel en na ander lande te stuur om daar ontwikkeling te stimuleer. Ons het dit nie nodig nie, selfs daarsonder sal ons een van die hoogste lewenskoerse ter wêreld kan handhaaf in teenstelling met die toenemende verarming wat tans ons lot is indien ons voortgaan om die groeiende Swart bevolking te subsidieer.

Die tyd van Afrikaner-snobisme is verby. Dit help ons niks om te sê ons het die sterkste ekonomie in Afrika, die grootste weermag, die meeste paaie, die hoogste geboue, ens. nie. Hierdie dinge gaan ons nie van ondergang red nie. Veel eerder moet ons kan sê dat ons 'n kleiner land het en dat ons daardie land self bedryf en onderhou en dat ons ondergang nie bedreig word nie.

Die enigste werklike probleem wat ons het, geld t.o.v. die myne, omdat hulle nie verskuif kan word nie. Soos reeds gestel is, kom die meerderheid van die mynwerkers egter uit naburige lande en is hulle nie Suid-Afrikaanse burgers nie. Hierdie stelsel kan vir 'n geruime tyd so voortduur omdat dit geen bedreiging vir ons inhou nie. Met die verloop van tyd sal dit moontlik wees om toenemend meer gebruik te maak van eie mannekrag en meganisasie.

Een van die sake wat ons ook nie uit die oog moet verloor nie, is die volgende: Daar is tans 'n byna roekelose proses aan die gang om soveel van Suid-Afrika se minerale-reserwes te ontgin as wat menslik moontlik is. Hierdie minerale-reserwes is onvervangbaar, en as dit so voortduur, sal ons 'n leë dop aan ons nageslag agterlaat. Ons is besig om ons skatte aan die wêreld te verkwansel in stede daarvan om, soos sommige Arabiese oliestate, oordeelkundig daarmee te werk te gaan om ook vir die nageslag iets te laat. Dit sal 'n tragiese dag wees wanneer ons land slegs die geraamtes van ou mynskagte en verlate mynhope oor het.

Daarom mag dit gepas, selfs noodsaaklik wees, dat sommige van die myne tydelik gesluit word. Die instandhouding van 'n eie ekonomie is dus nie so 'n onoorbrugbare probleem as wat sommige mense meen nie. Dit verg egter eerstens 'n verandering van gesindheid, 'n wegbeweeg van die Amerikaanse sindroom van "Big is beautiful." Ons moet ophou om altyd in die oortreffende trap te probeer dink, asof grootte ons teken van onsterflikheid is. Die Zimbabwe ruïne is groot in omvang... maar dit is steeds 'n ruïne en wie ook al vir die bou daarvan verantwoordelik was, is uitgewis.

**Wat van die Swartes?**

'n Tweede argument is gewoonlik: "Maar wat van die Swartes, wie gaan vir hulle sorg? Almal weet hulle kan nie vir hulself sorg nie, en dit is ons plig om hulle te onderhou."

Hierdie argument is baie veelsydig van aard. Eerstens spreek dit van rassistiese meerderwaardigheid wat deur die Swartmense self verwerp word. Dit impliseer dat die Swartes minderwaardig is en om daardie rede nie vir hulself kan sorg nie. Die werklikheid is egter dat hulle vir duisende jare voor die koms van die Witman baie goed reggekom het. Ook sedert onafhanklikheid het die meeste Swart state tog op een of ander manier kop bo water gehou. In die meeste gevalle was dit deur terug te sak na die inheemse bestaansekonomie van die voor-koloniale era. Hulle kan dus wel vir hulself sorg, maar op heeltemal 'n ander vlak as dit waaraan die Blankes gewoond is. Dit is juis in hierdie opsig dat die kutluurverskille die sterkste gemanifesteer word. Die Swartman kan oorleef op 'n vlak wat vir die Blanke onhoudbaar sal wees, en dan beleef hy dit nie, soos sy Blanke eweknie, as 'n nadeel of 'n veronregting nie. Kenneth Kaunda het gesê: "Die Witman is ingestel om probleme die hoof te bied, en die Swartman is ingestel om situasies die hoof te bied. Dit lei geen twyfel dat die Swartman in Suid-Afrika sonder die Witman sal kan oorleef nie, maar dan ongetwyfeld op 'n laer lewensvlak as



wat tans die geval is.

Vervolgens sluit hierdie argument ook ten nouste aan by die Afrikaner se Christelike siening van sending. Dit wat die Swartman self ervaar as paternalistiese meerderwaardigheid van die kant van die Witman, beleef die Afrikaner as sy Christelike plig. Die realiteit van die situasie is egter dat ons die punt begin verbysteek waarin ons op 'n groot skaal vir die Swartes kan sorg. Hulle getalle word net eenvoudig te groot en hul bevolkingsgroeikoers is onbeheerbaar. Reeds vind ons die situasie dat die Blankes by die dag armer word juis omdat hulle so 'n snelgroeiende Swart massa moet subsidieer. Die eindresultaat van hierdie proses is ongelukkig dat die Afrikaner, soos die ander Blanke gemeenskape in Afrika, homself heeltemal sal vernietig. Dan sal hy in 'n posisie verkeer waar hy hoegenaamd geen hulp aan hulle sal kan gee nie. Daar is 'n veelseggende Engelse spreekwoord wat lui: "You've got to be cruel to be kind." Wat is die sin daarvan om ons hele volksbestaan te vernietig a.g.v. 'n oordrewe altruïsme? Daar staan geskryf dat 'n mens jou naaste moet liefhê soos jouself; daar staan nêrens geskrywe dat jy hom so lief moet hê dat jy bereid moet wees om volksmoord te pleeg in jou poging om hom te begunstig nie.

In die Afrikaner se oorlewingstryd het die tyd nou aangebreek dat ons eerstens aan ons eie kinders en kleinkinders moet dink. Die ironie van die hele saak is dat die Afrikaner tot vandag toe nog maar min dank van die kant van die Swartes gekry het vir dit wat ons vir hulle probeer doen het. Inteendeel – ons word afgekraak en beswadder en uitgemoor op 'n skrikwekkende skaal. Ook dit is egter nie 'n onbekende menslike eienskap nie, niemand hou daarvan om voortdurend by iemand anders in die skuld te wees nie. Dit was die Afrikaner, Generaal Hertzog wat gesê het: "Ek staan eerder op 'n mishoop tussen my eie mense as in 'n glanspaleis tussen vreemdelinge." Hoeveel te meer kan hierdie uitspraak nie van toepassing gemaak word op die Swart bevolking nie, aangesien hul tradisionele leefwyse baie nader aan die natuur is as ons eie.

Hierdie aksie ter herwinning van 'n eie volkstaat is dus nie in die eerste plek teen die Swartes gemik nie. Dit word nie gedoen omdat ons die Swartmense haat of hulle minderwaardig ag nie. Dit word gedoen omdat dit 'n absolute noodsaaklikheid is indien ons as volk wil oorleef. Instede van selfvernietiging wat ook ongetwyfeld 'n groot getal Swartes in absolute ellende sal laat versink, sal ons slegs vanuit 'n Volkstaat in staat wees om oor 'n lang termyn 'n helpende hand na hulle uit te hou en 'n konstruktiewe bydrae tot die uit-

bou van hul eie volksbestaan te lewer. Nie om van hulle bedelaarsvolke te maak, soos wat tans die geval is nie, maar selfrespekterende volke wat naas ons gelyk staan. Ons glo dat hierdie alternatief op die langtermyn nie net ons eie volk sal begunstig nie, maar ook alle ander volke omdat ons dan instaat sal wees om weg te kom van die kunsmatige baas-kneg verhouding waarin ons tans vasgevang is.

Indien dit verkeerd is dat die Blankes tans die Swartes oorheers, sal dit net so verkeerd wees vir die Swartes om die Blankes te oorheers. Die enigste manier waarop ons kan ontkom aan hierdie oorheersing is deur die land te verdeel in homogene volkstate.

In die vorige hoofstukke is daar reeds breedvoerig verwys na sekere aksies wat geloods kan word om die Swart volke by te staan en te bevoordeel. Die belangrikste is sekerlik dat daar aan elke volk 'n lewensvatbare staat gegun word. Dat dit groot genoeg moet wees om aan die mense 'n bestaansmoontlikheid te bied. Daar is verwys hoedat noemenswaardige ekonomiese infrastrukture aan hierdie verskillende state sal toeval en Stedelike sentra waarin hulle stedelike bevolkings geakkommodeer kan word. Verder is daarop gewys dat dit ook in ons voordeel sal wees om 'n noemenswaardige persentasie van die fabrieke aan die Rand af te takel en in die verskillende Swart state te gaan heroprig sodat daar 'n noemenswaardige vermeerdering van werksgeleenthede sal wees in daardie gebiede. Laastens het hulle oor die jare kennis, insig en vaardighede by ons aangeleer. Kennis wat hulle nou moet gaan aanwend om hul eie gemeenskappe op te hef. 'n Mens heg meer waarde aan dit wat jy self tot stand gebring het as dit wat jy pasella gekry het; jy sal minder geneig wees om jou eie handewerk af te brand. Daar is hier dus geen sprake van die benadeling en veronregting van die Swartmense nie.

**Waar moet ons begin?**

Die vraag is egter: Hoe kom ons van die posisie waarin ons onsself tans bevind, tot by die punt waar ons 'n eie volkstaat het? Daar bestaan ongelukkig geen kitsoplossing daarvoor nie. Indien ons kyk na ons huidige situasie dan lyk ons situasie byna onberedderbaar. Tans is toenemende integrasie die wagwoord, die paswette en die Instromingsbeheerwette wat tydelike skanse was waaragter ons kon skuil, is opgehef. Ons land word oorstroom deur vloedgolwe Swartes. Ons beleef 'n uitgerekte rewolusie waarin wet en orde toenemend verbrokkel. Verder het ons 'n regering wat wesenlik vyandig staan teenoor Afrikaneroorlewing. By monde van hul eie



woordvoerders het hulle al male sonder tal laat blyk dat hulle sal voortgaan met hul kapitulasie-politiek nieteenstaande die omvang van groeiende Afrikanerverset. Die buitelandse aanslag neem by die dag toe en dit lyk asof sanksies in elk geval ons voorland is, nieteenstaande al die toegewings wat al reeds gemaak is.

In hierdie situasie sal ons deeglik moet besin oor wat ons te doen staan. Omdat daar soveel aanslae is wat gelyktydig teen ons aanspoel, sal daar sekerlik gelyktydige teenaanslae op 'n verskeidenheid van fronte gemaak moet word. Dit spreek vanself dat ons eerstens ons stryd moet fundeer: hierdie en vele ander boeke is pogings om 'n bydrae in hierdie opsig te lewer. Tweedens sal ons 'n grondgebied moet eis, derdens sal ons daardie grondgebied fisies en polities moet herwin, en vierdens sal ons ons saak effektief in die buiteland moet gaan stel.

**Hierdie land is ons s'n!**

Soos enige ander volk het ook die Afrikaner 'n aanspraak op 'n eie grondgebied. In 'n vorige hoofstuk is daar meer breedvoerig ingegaan op hierdie aspek. Dit is nie moontlik om op hierdie stadium absolute grense te trek nie, eenvoudig omdat ons situasie te onstabiel is. As kern van die gebied staan daar egter die grondgebied van die ou Boererepublieke; die Transvaal, die Oranje Vrystaat, Vryheid en Stellaland (uitgesonderd natuurlik die bestaande nasionale Swart state). Veel groter gebiede kan egter ook ingesluit word, soos byvoorbeeld dele van die Kaapse hinterland en selfs die suide van Suidwes. (Verwys Republiek Afrikana – 'n Tuiste vir die Afrikaner). In die praktyk sal hierdie land egter so groot wees soos wat die Afrikaners hom kan maak. Sommige Afrikaners glo nog dat ons aanspraak kan maak op die hele Suid-Afrika; indien hulle kan bewys dat dit moontlik is om hierdie hele gebied te herwin dan is dit seker nie uitgesluit nie. Die meerderheid van ons glo egter dat dit nie moontlik is nie, vanweë die groot getal vreemde volke wat ook hier woon en wat nie langer onderhorig aan Blanke politieke gesag wil wees nie.

Deur die aanvaarding van die basiese kerngebied kan al ons aandag daarop toegespits word en sal dit veel makliker wees om ons land te herwin. Afrikaners in ander gebiede kan self besluit of hulle wil deel uitmaak van 'n Afrikanerstaat en of hulle bereid is om skouer aan die wiel te sit en te sorg dat hul gebiede deel word. Indien hulle dit nie self doen nie, dan gaan daardie grondgebied ongetwyfeld aan vreemde volke toeval. Die grootste vereiste van 'n volkstaat is egter dat dit 'n land is wat ons alleen bewoon en

bewerk. 'n Land wat ons nie alleen moet besit nie, maar ook beset. Die belangrike feit is dat die oorweldigende meerderheid Afrikaners hulle reeds bevind binne die kerngebied waarop ons op kultuur-historiese gronde aanspraak maak as die land van die Afrikaner. Om hierdie rede moet ons uit die posisie van krag begin bou aan 'n eie staat. Dit spreek natuurlik vanself dat daar ook op die ou end dele van die kerngebied afgestaan mag word as dit blyk dat ons nie in staat is om dit te herwin nie. Om te herhaal, die land sal op die ou end net so groot wees as die gebied wat die Afrikaner fisies self kan hanteer. As ons gaan probeer om alles te behou, gaan ons alles verloor.

## Die Fisiese herwinning van ons land

Binne die raamwerk wat pas gestel is, sal ons nou daadwerklik moet begin met die herwinningsproses. Die tyd van praat en politieke vergaderings is verby. Indien die Afrikaner nie bereid is om ook die daad by die woord te voeg nie, dan sal al die politieke partye in die wêreld ons nie kan red nie.

Alhoewel een van ons grootste swakhede tans die feit is dat ons ons eie land nie self beset nie, is een van ons groot kragte wel die feit dat ons dit omtrent in sy geheel besit. Hierdie eiendomsreg kan en moet aangewend word as die grooste wapen in ons arsenaal. Dit sal inderdaad deurslaggewend wees in die vraag of ons daarin gaan slaag om wel ons land te herwin.

Deur die jare het die Afrikaner die geloof ontwikkel dat sy voortbestaan slegs afhanklik is van groot politieke organisasies. Vir meer as drie dekades het die Afrikaners geglo dat alles wel was, want hulle het mos 'n eie regering gehad wat hul voortbestaan kon beveilig. Die gevolg van hierdie gesindheid was dat die regering wette daargestel het om die Afrikaner van verswelging te vrywaar maar dat individuele Afrikaners alles in hulle vermoëns gedoen het om hierdie wette te omseil. Gevolglik het ons ons land min of meer oorgegee aan 'n horde Swartes wat ongehinderd ingestroom het om vir ons te kom werk. Ons het egter die verantwoordelikheid daarvan afgeskuif op die regering en slegs belanggestel in die voordele wat ons uit die stelsel kon kry.

Een van ons grootste probleme is dus die Afrikaner se gewoonte om Swartes in diens te neem sonder dat dit werklik nodig is. Dit was deur die jare eenvoudig net te maklik en te gerieflik om dit te doen. Dit was hierdie feit, sowel as die optrede van die groot nyweraars, wat veroorsaak het dat ons



land vandag totaal oorstroom is deur vreemdelinge. Slegs 'n relatief klein persentasie van hulle is werkend, die res vorm 'n werklose massa wat ons hele bestaan bedreig. Dit was egter ons wat aan al hierdie mense die geleentheid gebied het om gebiede binne te kom waar hulle nie andersins teenwoordig sou wees nie. Dit is al hierdie mense se teenwoordigheid in ons land wat vandag ons voortbestaan bedreig. Indien die werksgeleenthede hulle hier ontneem word en in hul eie lande aan hulle gebied word, sal hulle eenvoudig weer agter die werksgeleenthede aan beweeg.

Die antwoord op die probleem is dus nie 'n ander regering wat weereens die instromingsbeheerwette sal instel nie, maar 'n verandering van gesindheid onder die meerderheid Afrikaners. Slegs dan sal ons kan hoop om 'n begin te maak met die herwinning van ons land. Die meerderheid Afrikaners kon egter tot dusver net nie insien waarom dit nodig was vir hulle om die ongerief uit te staan om sonder 'n bediende klaar te kom nie. Ons het egter nou die punt bereik waar ons letterlik sal moet kies tussen ons bediende en ons voortbestaan. Dit klink belaglik, maar dit is ongelukkig 'n feit.

## Oorlewing begin op eie werf

In teenstelling met die algemene geloof, begin oorlewing op eie werf... dit is ook waar dit eindig. Volgens die spreekwoord is dit die klein jakkalsies wat die wingerd verwoes. Ook met ons oorlewingstryd is dit die geval. Almal sien die gevaar op ander plekke behalwe waar dit werklik is, op eie werf. As elke Afrikaner slegs sover kan kom om sy eie werf te herwin, dan het ons soveel as 70% van ons land terug sonder 'n enkele politieke beslissing deur die regering. Hierdie feit alleen, sowel as die implikasies van so 'n grootskaalse optrede maak dit duidelik dat die Afrikanervolk nog lank nie so hulpeloos is as wat baie mense wil beweer nie.

Alhoewel dit maklik klink op papier, is almal deeglik bewus van die feit dat dit in die praktyk nie so maklik gaan wees nie, omdat die hele samelewingstruktuur in Suid-Afrika ingerig is met die oog op die beskikbaarheid van 'n oorvloed Swart arbeid. In baie gevalle is ons dorpe swak beplan, en ons huise is sodanig ontwerp, met bediendekamer en al, dat daar 'n bediende nodig is om dit instand te hou. Die voorbeelde kan eenvoudig opgestapel word. Ons hele leefwyse is daarvolgens ingerig. Hier kan slegs volstaan word met enkele voorbeelde: In die meeste ander lande van die wêreld, selfs in Europa en die VSA, word die skoolvakansies so gereël dat dit saamval met die spitstye in die landbou sodat die jongmense kan gaan help werk en sodoende arbeidsaamheid leer sowel as 'n ekstra inkomste ver-

dien. Die leerlinge aan die Suid-Afrikaanse skole word so besig gehou met sport en ander buitemuurse bedrywighede dat hulle vir alle praktiese doeleindes nie in staat is om veel te help met enigiets anders nie.

Om hierdie oorskakeling suksesvol te bewerkstellig, is dit noodsaaklik dat hierdie verandering van gesindheid reeds binne gesinsverband 'n werklikheid word. Almal erken ruiterlik dat dit baie lekkerder is om die vuil wasgoed of skottelgoed aan 'n bediende oor te laat, of om 'n tuinjong te kry om die gras te sny terwyl jy voor die TV sit en rugby kyk. Dis slegs wanneer ons almal werklik tot die besef kom van wat ons besig is om te doen dat ons gewillig sal wees om ons ou weë te laat vaar. Daar moet onthou word dat ons die enigste volk ter wêreld is wat op so 'n groot skaal gebruik maak van bediendes. Ons situasie is inderdaad onnatuurlik en die hele selfwerksaamheidspoging is 'n poging om die situasie in ons land te normaliseer. By volke soos die Duitsers, Engelse, Franse, Amerikaners en andere waar slegs enkele superrykes die luukse van bediendes kan bekostig, het die wêreld nie gaan staan nie. Hierdie mense lei nie onhoudbare lewens met geen plesier nie, inteendeel, hulle geniet 'n nog hoër lewensstandaard as dit waaraan ons gewoond is. Daar is vandag talle Afrikanerhuishoudinge waar daar 'n volslae afhanklikheid van Swart arbeid is en hierdie mense sal waarskynlik hoegenaamd nie kans sien om daarsonder te lewe nie. Die groot ironie is dat as hierdie mense dan nou hul land prysgegee het in ruil vir 'n bediende en as hulle moet emigreer na 'n ander land sal hulle daar baie beslis sonder bediendes *moet* klaarkom. Hoekom kan hulle dit dan nie sommer nou hier doen nie?

Daar kan ongelukkig geen kitsresep hier gegee word van hoe om dit te doen nie, omdat die situasie in elke huishouding verskil. By sommige is daar jongmense met klein kindertjies, by ander groter kinders, by nog ander geen kinders. By sommige woon daar ouer mense wat moeiliker self sal kan klaarkom. Sommige woon in woonstelle of kleinerige huise, ander in groot huise met groot tuine. Nog ander woon op kleinhoewes. Wat ook al die omstandighede in elke huishouding, waar daar 'n wil is, is daar 'n weg.

Reeds uit die staanspoor moet dit duidelik gestel word dat dit slegs kan slaag indien die hele gesin saamwerk. Dit kan nie werk indien daar van die vrou en moeder van die huis verwag word om benewens haar beroep – die meerderheid vrouens werk vandag vanweë ekonomiese noodsaak uit huis uit – ook nog die bediende in die huis te vervang nie. Dit sal beslis opoffering, organisasie sowel as 'n heeltemal nuwe benadering verg. Die volgende paar wenke kan voorgestel word:



**Beplanning van woonhuis**

- Indien persone van plan is om huis te bou of te koop, soek dan huise wat maklik in stand gehou kan word. Kyk na plasing van die kombuis en opwasplek t.o.v. die leefkamer. Kyk na die tuin: dit moet nie te groot wees nie. Fyntuin moet grootliks vervang kan word met grasperke of selfs plaveiselstene wat geen instandhouding nodig het nie.
- Indien persone reeds gevestig is in 'n huis, kyk of die uitleg van kamers nie verander kan word sodat Ma nie heeltemal afgesny is van die gesin indien sy in die kombuis besig is nie. Kyk of die tuin herbeplan kan word op so 'n manier dat dit nie konstante sorg nodig het nie.

**Organisasie in die huis**

- Poog om toenemend te meganiseer in terme van wasoutomate, skottelgoedwassers, tuimeldroeërs, stofsuiers. Talle huishoudings het reeds hierdie huishoudelike apparate. By die werkende vrou is selfs 'n mikrogolfoond 'n noodsaaklikheid aangesien dit die tyd verminder wat nodig vir 'n vrou is om voor die kospotte te staan. Dis selfs nie onmoontlik dat talle kossoorte oor naweke gekook kan word en saans slegs verhit word nie.

- Maak 'n duidelike SKRIFTELIKE werksverdeling vir alle gesinslede, laat elkeen daar teken en bring dit aan op 'n opsigtelike plek waar almal dit kan sien. Sien toe dat dit aanvanklik stiptelik nagekom word, mettertyd sal dit soos 'n tweede natuur word. By sommige huishoudings mag dit selfs moontlik wees om die verskillende take te roteer sodat dit nie te sieldodend word nie.
- Dis nie nodig dat die huis elke dag skoongemaak moet word nie – maak slegs skoon wanneer en waar nodig.

**Sosiale Beplanning**

- Daar sal situasies wees waar selfs hierdie en ander aanpassings nie voldoende sal wees nie en hulp van buite noodsaaklik is. Hier kan aan 'n wye verskeidenheid van moontlikhede gedink word. Een van die huisvrou se sieldodendste take is sekerlik was en stryk. In hierdie tyd van grootskaalse werkloosheid mag dit vir groepe dames loon om te begin met kommersiële wasserye en strykerye, iets wat hierdie taak heeltemal uit die huishouding sal neem. So 'n stelsel werk in talle lande en daar is geen rede waarom dit nie hier kan werk nie.

- Mense met groot tuine of kleinhoewes, of ouer mense wat hulp nodig het kan moontlik op 'n soortgelyke manier gehelpe raak. Hulporganisasies, van bv. die kerkvroueaksies kan dalk hier inspring om hul eie mense te help. Studente en skoliere is altoos op soek na 'n ekstra verdienstetjie – gaan adverteer by u plaaslike skool dat u hulp nodig het.

As ons mense eers hierdie idee heeltemal aanvaar het, sal hulle sekerlik met nog beter voorstelle vorendag kan kom. Waar daar 'n wil is, is daar 'n weg. Onmoontlik is dit beslis nie. Namate die herwinningsaksie op eie werf groei, kan dit na die res van die samelewing uitgedra word.

**Wie maak ons Kerke skoon?**

Is dit werklik noodsaaklik dat ons Kerkgeboue deur Swartes skoongemaak word? (In die buitewêreld word hierdie situasie al vir baie jare effektief teen ons uitgebuit soos blyk uit die volgende grappie: "Die dominee stap die kerk binne en sien 'n Swarte op sy knieë. Hy is dadelik ontsteld en vra hom wat hy besig is om te doen. 'Ek is besig om die vloer te vryf baas', kom die antwoord. 'Nee dis goed', sê die dominee, 'solank jy net nie besig is om te bid nie.')

Daar is tans 'n groeiende aanslag wat daarop gemik is om te sorg dat ons kerke oopgestel word vir alle rasse. Die rede waarom dit in die eerste plek nodig was om regulasies in die verband te maak was omdat ons in 'n onnatuurlike samelewing woon. Vir 'n Nederlander is dit nie nodig om regulasies te maak om te verseker dat sy kerk nie oorstroom word deur vreemdelinge met vreemde tale, kulture en lewenswyses nie. Die demografiese situasie binne sy land verseker dat dit nie die geval sal wees nie. Ook ons het die reg as volk om op ons eie manier, tussen ons eie mense, God te aanbid. Die morele teenstrydigheid kom wanneer jy hierdie reg opeis en dan tog van vreemdelinge verwag om jou kerkgebou skoon te maak. Die teenstrydigheid word skerper wanneer 'n mens daaraan dink dat die Afrikaner-jeugsendingaksies dikwels betrokke raak by Swart gemeenskapswerk, die bou van Swart kerke, ens. Dit terwyl hulle nie eers hul eie kerke kan skoonmaak en instand hou nie. Waarom kan hierdie taak dan nie aan verskillende Sondagskool- of kategete-klasse opgedra word, onder toesig van die koster nie? Of as dit dan moet, aan jeuglede van die gemeente teen dieselfde vergoeding as wat die Swartes sou ontvang het. 'n Mens kan tog aan geen beter manier dink waarop die lesse van Christelike diensvaardigheid by die jeug ingeskerp kan word, as deur die instandhouding van die



huis van die Here nie.

**Hou ons eie skole in stand!**

Elke skool kry by die onderwysdepartement 'n toewysing van hoeveel Swart arbeiders hy in diens mag neem, nie 'n hoeveelheid fondse wat hy volgens eie diskressie kan aanwend nie. Is dit egter werklik nodig dat ons skole deur Swartes skoongemaak word, veral in hierdie tye van onluste en dreigende geweld? Weereens kan die algemene instandhouding van skoolterreine net so goed deur die leerlinge self gedoen word. Sommige leerlinge kan deeltyds in diens geneem word om spesiale diens te verrig soos bv. die sny van die gras, ens. Hulle kan dieselfde vergoeding kry as wat tans aan Swart arbeiders betaal word – daar is honderde Afrikanerkinders wat vandag honger skool toe gaan omdat hulle nie geld het vir kos nie. Het dit nie tyd geword dat die Afrikaner-Ouerverenigings druk op die onderwysdepartement moet uitoefen om hierdie saak in die reine te bring nie?

**Stadsrade**

Talle stadsrade dwarsdeur die land is verantwoordelik vir die algemene instandhouding van die dorpsgebiede. Hulle maak op 'n geweldige skaal gebruik van Swart arbeid, terwyl dit op die oog af nie altyd sinvol is nie. Waarom moet byvoorbeeld ons parke deur tientalle Swartes plus 'n Blanke opsigter skoongemaak word terwyl soortgelyke parke in byvoorbeeld die VSA deur 'n enkele Blanke plus uitrusting instand gehou word. Tussen 60 – 70% van die Swart arbeidsmag van stadsrade is oneffektief, onproduktief en onnodig. Die werkswyses wat hulle volg vir die instandhouding van ons gebiede was jare gelede reeds verouderd. Sinvolle personeelaanwending en reganisasie sal dieselfde werk beter, vinniger en goedkoper kan doen. Daar bestaan selfs beter maniere om dinge soos vullisverwydering te hanteer. Glo dit of nie, dit is een van die bes betaalde beroepe in Duitsland en daar is nooit 'n tekort aan mense om dit te doen nie. Dit beteken eenvoudig dat die saak anders aangepak moet word as wat dit tot dusver gedoen is. Dit was tot dusver net te maklik om 'n horde Swart arbeiders in diens te neem sonder om aan die gevolge te dink.

**Besighede/Dienste-organisasies**

Met die onlangse Swart stakings dwarsdeur die land is 'n interessante tendens geopenbaar. Eerstens was daar nie 'n enkele bedryf wat tot niet gegaan het nie. Ewe skielik het Blankes begin om melk af te lewer en talle ander



*Blankes doen laai werk self.*

dienste te lewer, dikwels sonder dat daar 'n onderbreking in diens was. Dit het in die meeste gebiede 'n einde gemaak aan die illusie dat ons dit nie self kan doen nie. Daar is min klein besighede wat werklik afhanklik is van Swart arbeid. Selfs groot organisasies soos banke, ens. kan net so goed klaarkom sonder die horde Swart bodes, teemakers, skoonmakers, ens. Selfs in supermarkte was byna al die kassiere en ander personeel vroeër Blanke dames voordat dit goedkoper geword het om Swartes aan te stel. Selfs by vulstasies is dit moontlik om selfhelppompe te installeer, en sodoende brandstof goedkoper te maak, soos wat deur Pick 'n Pay in Boksburg bewys is. So kan 'n mens van een onderneming na die ander gaan en uitvind dat daar slegs enkele van hulle is wat op hierdie stadium werklik afhanklik van Swart arbeid is. Die meerderheid kan daarsonder klaarkom as hulle daartoe gedwing word, soos wat die stakings dan ook duidelik aangetoon het.

Dit mag egter nodig wees om oor die langtermyn sekere strukturele veranderinge aan te bring. So byvoorbeeld mag aflewerings beperk word tot smiddae wanneer van skoliere gebruik gemaak kan word. Melk kan byvoorbeeld by spesiale depots gehou word en daar afgehaal word. Dieselfde kan gebeur



met die hantering van pos: poskantore kan 'n paar uur later oop bly en die mense kan hul pos by hul naaste poskantoor gaan afhaal indien hulle nie oor posbusse beskik nie. Slegs in enkele gevalle van siekte of ouderdom kan uitsonderinge gemaak word. Indien dit nie anders kan nie, kan vullisverwydering selfs vroeg saans geskied instede van soggens, sodat skoolseuns en studente byvoorbeeld kan meehelp. In Amerika word spesiaal ontwerpte straatskoonmaakmasjiene gebruik wat duisende persone met besems kan vervang. So kan daar die een voorbeeld na die ander genoem word van hoe dit met die minste moeite moontlik sal wees om met eie arbeidskrag voort te gaan. 'n Laaste voorbeeld wat genoem kan word is grootskaalse meganisasie in nywerhede. In Japan (met sy miljoene arbeiders) word duisende motors byvoorbeeld jaarliks deur robotte vervaardig met slegs 'n handvol sleutel personeel om 'n ogie oor die gang van sake te hou.

Ook in hierdie verband is die belangrikste egter dat daar 'n gesindheidsverandering moet kom. Ons is geneig om neer te sien op sekere tipes werk as sou dit benede ons waardigheid wees. Geen werk is benede iemand se waardigheid nie. Die vullisverwyderaar is netso belangrik in 'n samelewing as die medikus. In Brittanje het die mense hierdie feit deeglik besef toe die vullisverwyderaars 'n aantal jare gelede vir 'n ruk gestaak het, toe hulle vir die eerste keer gesien het hoe onmisbaar, en daarom belangrik, hierdie skakel in die ketting in gemeenskapsdienste is. Dit is nie nodig om op enige iemand neer te sien nie. Daar bestaan nie die minste twyfel dat ons selfs op hierdie stadium meer as 80% van ons hele volkshuishouding self kan hanteer nie. Met die nodige wil en deursettingsvermoë is dit baie beslis moontlik, en baie makliker as wat die meeste mense sou kon glo.

### Plase

Arbeidsontstrengeling in die landbou verdien 'n meer diepgaande bespreking; enersyds omdat die oppervlakte van enige toekomstige volkstaat vir die grootste deel uit plase sal bestaan, en andersyds omdat ons boere huidiglik baie swaar steun op vreemde arbeid.

Die eerste ding wat ons moet besef is dat ons die landbou in terme van Westerse standaarde moet normaliseer. Die grootskaalse gebruikmaking van goedkoop ongeskoolde arbeid in die landbou is beslis 'n abnormaliteit vir 'n Westerse samelewing. Wat ons dus hier voorstel is niks nuuts nie, dit is die algemene praktyk in ander Westerse lande. Soos wat die geval is met hulle, sal ons beoogde Afrikanervolkstaat 'n hoogs tegnologiese, gemeganiseerde

land met 'n eerste-wêreld ekonomie wees. Die landbou van hierdie staat sal op dieselfde lees geskoei moet wees.

Breedweg gesien sal ontstrengeling hoofsaaklik teweeg gebring moet word d.m.v. kombinasies van die volgende:

- Verbetering in tegnologie;
- Opgradering van die vlak van meganisasie tesame met spesialisasie;
- Vervanging van vreemde arbeiders met eie arbeiders en kontrakteurs;
- Verandering aan die infrastruktuur waarbinne produksie plaasvind;
- Gesindheidsverandering by boere.

**Verbetering in Tegnologie**

Die landbou het tans wêreldwyd te doen met 'n tegnologie-ontploffing soos nog nooit tevore nie. Nuwe kultivars word ontwikkel wat groter opbrengste per hektaar, en dus per man-uur kan lewer. Plant en diere genetika sorg kort-kort vir nuwe deurbrake. Franse wetenskaplikes het pas 'n robot vervolmaak wat perskes pluk en kan onderskei tussen groen, ryp en vrot vrugte. Jare gelede al, toe die Amerikaners gevind het dat tamaties moeilik is om meganies te oes, het hulle die plante geneties verander sodat dit hoër groei en dus kan aanpas by oesmasjinerie.

Dwarsoor die wêreld word daar vandag miljoene hektare landbougrond volgens die "nulbewerkingsmetode" aangewend vir gewasverbouing. Spesiaal aangepaste planters plant die saad direk in onbewerkte grond terwyl onkruide chemies beheer word.

Op die terrein van landbou-chemikalieë word ongekende vooruitgang gemaak in die ontwikkeling van onkruiddoders en insekdoders. Terselfdertyd is navorsing aan die gang vir die ontwikkeling van biologiese plaagbeheermiddels wat minder skade aan die omgewing sal doen. Hierdie is maar enkele voorbeelde van wat gedoen is, en daar is geen einde in sig van wat nog gedoen kan word nie. Hoe hoër die vlak van tegnologie op 'n plaas, hoe minder man-ure is nodig om 'n gegewe hoeveelheid voedsel te produseer. Die onus rus op ons boere om hierdie tegnologie aan te wend, en self moontlik by te dra tot die ontwikkeling daarvan.

**Meganisasie en Spesialisasie**

Die moontlikhede vir meganisasie is vandag beter as ooit tevore. Waar die



groter trekkers in die verlede skaars was, was hulle dan ook duur in terme van rand per kilowatt-drywing en dus minder ekonomies as kleiner trekkers. Vandag egter is hierdie verhouding min of meer dieselfde vir beide groot en klein trekkers en word 'n groter trekker meer ekonomies aangesien een operateur meer vermag met 'n groot trekker as met 'n kleiner een.

Dit is egter waar dat meganisasie oor die algemeen duur is, en dit is dus sinvol om terselfdertyd te spesialiseer. Ons plase is huidiglik geweldig gediversifiseer, en om elkeen van daardie bedryfstakke tot 'n hoë vlak te meganiseer sal nie betalend wees nie. In Amerika beoefen baie boere slegs een bedryfstak en is hulle hoogs gemeganiseerd vir daardie bedryfstak. Dit is moontlik dat ons in 'n groot mate na so 'n situasie sal moet beweeg. Dit maak sin dat twee aangrensende boere tot 'n ooreenkoms kom waarvolgens een boer al die lande hanteer en die ander al die weiding, wat altwee afsonderlik sal toelaat om goed te meganiseer, die een vir veeboerdery en die ander vir saaiery.

Sekere landbou-produkte soos byvoorbeeld graan leen hulle by uitstek tot meganisasie. Ander soos sekere vrugte- en groentesoorte kan óf nie gemeganiseerd geoes word nie, óf is baie duur om te meganiseer. 'n Interessantheid waarvan min mense weet is dat die lemoenoes van Zebediela naby Pietersburg sowat veertig jaar gelede nog uitsluitlik deur blanke vroue ingesamel is. Ons moet dus nie terugdeins vir boerderypraktyke wat nie gemeganiseerd kan word nie, maar ons moet onthou dat die produkte wat arbeidsintensief geproduseer word moontlik duurder sal word, terwyl produkte wat gemeganiseerd geproduseer word, moontlik goedkoper sal word.

**Eie arbeiders en kontrakteurs**

Daar is heelwat plase wat natuurlik te groot is vir een boer om alleen te bewerk, ten spyte van 'n optimum vlak van meganisasie. So 'n boer het verskeie keuses, soos om van sy grond te verkoop, te verhuur of om 'n deel te laat bewerk deur mense met dieselfde doelstellings. Daar is selfs ook die moontlikheid om vennootskapsplase te stig. Dit sal nie net help om die ontvolking van die platteland teë te werk nie, maar sal help om die finansiële las van 'n boerdery te verdeel.

'n Verdere moontlikheid is om Blanke werkers in diens te neem, en dit is glad nie onredelik om te aanvaar dat Swartes vervang kan word in die verhouding een-tot-vyf of selfs een-tot-tien nie. Die vermorsing van arbeid

is in elk geval tans so hoog dat 'n mens seker die helfte van die arbeiders van ons plase kan verwyder sonder enige effek. Dit is byvoorbeeld seldsaam om 'n sleepwa of vragmotor te sien wat graan na 'n graansuier vervoer, wat nie deur ten minste twee tot vier Swartes beman word nie. Een persoon kan die werk net so maklik en effektief doen.

Ons uitgangspunt moet selfwerksaamheid wees. Die boer se status moet dus verander van administrateur na arbeider. In Amerika is die een-man-sisteem en die gesinsboerdery die algemeenste boerdery-eenheid en ons sal in dieselfde rigting moet dink. Vrouens is natuurlik daar aktief in die boerdery betrokke, en vrouens op trekkers is 'n algemene verskynsel. Die gebruikmaking van kontrakteurs is 'n ander metode om die aantal voltydse arbeiders te verminder. Van die take wat hulle kan hanteer is stroop en karweiwerk, draadspan, verf van geboue, grondverskuiwings ens. In die meeste gevalle sal dit 'n boer nie betaal om hoog te meganiseer vir hierdie take nie, maar is dit wel betalend vir 'n kontrakteur.

Skoolkinders, studente en ander deeltydse Blanke arbeiders kan ook 'n baie belangrike rol speel. Elke boer het sekere spitstye wanneer hy meer arbeid as gewoonlik benodig, en ons moet daaraan dink om soos in die VSA ons skool- en universiteitsvakansies so in te rig dat hulle saamval met spitstye in die landbou.

**Infrastruktuur verandering**

Veranderinge aan die infrastruktuur sal hoofsaaklik teweeggebring word wanneer daar 'n aanvraag daarvoor ontstaan, maar ter illustrasie kan 'n paar voorbeelde tog genoem word:

As 'n ryp mielieland afbrand, skroei die koppe en val op die grond. Die huidige praktyk is om die koppe deur arbeiders te laat optel, dit te dors en die graan dan as monstergraad te verkoop. Versekeraars ag dus dat die boer tenminste daardie hoeveelheid geld kan terugkry, en hy word dus nie uitbetaal vir koppe wat op die grond lê nie, slegs vir die vermindering in hul waarde. Hierdie koppe kan egter nie ekonomies deur Blankes opgetel word nie, wat hierdie tipe versekering nutteloos maak vir 'n boer wat nie Swart arbeid gebruik nie. 'n Ander plan sal dus hier beraam moet word. Graansuiers sal ook so ingerig moet word dat graan slegs in losmaat ontvang word, aangesien die praktyk om graan in sakke te lewer te arbeidsintensief is. Tans moet boere ingestel wees om beide in losmaat en in sakke te kan lewer, iets wat in elk geval kostes opjaag.



Trekker-handelaars sal moet sorg dat hulle aan boere wie se trekkers gedurende spitstye herstel moet word, 'n soortgelyke trekker beskikbaar het vir die tyd wat sy trekker buite aksie is. Baie boere sal van net een groot trekker gebruik maak en kan probleme ondervind as die trekker breek.

**Gesindheidsverandering**

'n Verandering in die boer se gesindheid bly in die finale analise die heel belangrikste element om die landbou onafhanklik van vreemde arbeid te maak. Die grootste ironie van die hele situasie is seker die feit dat as 'n mens vandag met boere in die Transvaal en die Vrystaat gesels wat sowat 65 jaar oud is, vertel hulle jou dat hulle almal self moes werk toe hulle jonk was. Daar was eenvoudig net nie Swartes om die werk te doen nie. In die kleigronde van die Oos-Transvaalse Hoëveld was 'n span van sestien osse nodig om 'n tweeskaarploeg te trek. Die boer het van donker tot donker agter sy osse gestap, en as hy gelukkig was het hy twee hektaar per dag omgeploeg. As hy graan per ossewa na 'n depot vervoer het wat sowat tien kilometer ver was, het hy om vieruur die oggend ingespan, en as die son sak in die weste was hy terug nadat hy een vrag van dertig sakke afgelaai het. Daar was geen elektrisiteit, geen onkruiddoders, geen stropers, geen trekkers nie, maar daar was selfwerksaamheid.

Vandag kan 'n gemiddelde grootte trekker 50 ha per dag met 'n beitelploeg omkeer terwyl die operateur in 'n "beheerde omgewing"-kajuit sit. Die sitplek waarop hy sit word verstel vir gemak, en in die klankdigte, stofdigte, vibrasie-vrye kajuit sit hy rustig en luister na die radiostasie van sy keuse. 'n Tweerigting-radio plaas hom in verbinding met iemand wat vir hom onderdele en gereedskap kan bring. Selfaangedrewe stropers haal die graan van die lande af en stort dit in vragmotors wat dit weer losmaat by graansuiers uitstort sonder dat daar 'n druppel sweet op iemand se voorkop verskyn.

Die ironie is egter dat die operateurs van die masjinerie Swartes is. Die boer sit by die huis of in sy bakkie en daar is nie sprake van selfwerksaamheid nie. Elke boer op sy eie plaas binne die gebied waar ons ons volkstaat tot stand wil bring, is die heel belangrikste element vir die verkryging van so 'n staat. As sy gesindheid reg is, sal al hierdie voorafgenoemde faktore vanself volg. As die boer nie meer by die aanskoue van sy Swart arbeiders dink hoeveel geld hy uit hulle kan maak nie, maar eerder sy oë oopmaak en sien hoe hy sy land en sy nageslag se toekoms vernietig, kan hy aan die werk spring en doen wat gedoen moet word.

Die boer wie se gesindheid reg is, is die een wat sê: "Die feit dat my buurman dit nie kan regkry nie, beteken nie dat dit nie gedoen kan word nie, ek gaan aanhou tot ek dit regkry." Dit is ook die boer wat sê: "Ek gaan nie vir die paar mieliekoppe wat die stroper op die land gelos het my nageslag uitverkoop nie." Dis die boer wat besef dat die oplossing in sy eie twee hande lê.

**Geografiese Gebiede**

Deur op elkeen van hierdie terreine sy eie werf te herwin, lewer elke Afrikaner sy eie bydra tot die geheel. Dit spreek vanself dat ons dan in staat sal wees om groot stedelike gebiede sowel as hele plattelandse distrikte vir ons volk te herwin. Elke plek waar Afrikaners doelgerig met hierdie proses besig is, word 'n groeipunt. Die ideaal is dat, ongeag van hoe ver verwyderd die gebiede van mekaar af is, hulle sal aanhou groei totdat hulle aanmekaar raak en sodoende 'n sinvolle geheel word. Die oplossing lê werklik in ons eie hande en elke Afrikaner sal self moet besluit of hy wil voortbestaan en of hy bereid is om te werk vir hierdie voortbestaan. Dan het ons 'n magtige bydrae gelewer om ons eie land fisies te herwin en ons eie voortbestaan te verseker.

**Wat nou verder?**

As ons sover gevorder het, is ons stryd in 'n groot mate gewonne. Vir die res het ons egter politieke mag nodig. Om die voorstelle toe te pas waarna in die vorige hoofstuk verwys is, is dit noodsaaklik om 'n regering in beheer te hê wat die saak van Afrikaneroorlewing sy erns maak. Slegs dan sal ons die laaste fase van die fisiese herwinning kan deurvoer nl. die verskuiwing van nywerhede en die herwinning van Swart dorpsgebiede. So 'n regering sal dan ook met die verskillende Swart volke moet onderhandel oor maniere waarop 'n sinvolle sub-kontinentale bedeling onderling bewerkstellig kan word.



HOOFSTUK 20

# Die Laaste Veldslag

**Leef nou betaal later**

Met die kennis waaroor ons nou beskik, sal ons besef dat daar slegs een uitweg is wat aan die Afrikanervolk die langtermyn moontlikheid bied van 'n onafhanklike voortbestaan en dit is 'n volkstaat. Gesien vanuit die oogpunt van 'n meerderheidsvolk soos byvoorbeeld die Engelse in Brittanje, was 'n eenheidstaat nog altyd 'n aanloklike idee. Vanuit die oogpunt van die minderheidsvolke soos byvoorbeeld die Iere, Skotte en Wallisers, is dit egter 'n ander saak.

Die hele geskiedenis van moderne Afrika is deurspek met voorbeelde van die stryd van minderheidsvolke. Dit is erg genoeg om 'n minderheid te wees in Afrika, soos die Watutsis, die Ibo's, die Matabeles en ander uitgevind het; om egter nog te probeer oorleef as 'n *Blanke* minderheid in Afrika is vir alle praktiese doeleindes 'n onbegonne taak. So eenduidig is hierdie lesse van die geskiedenis dat dit ongelooflik is dat daar nog steeds soveel mense is wat eenvoudig botweg weier om dit te glo.

Nog 'n illusie wat deeglik in die ban gedoen word deur die geskiedenis, is die kwessie van magsdeling. Ongelukkig is die menslike natuur eenvoudig van so 'n aard dat mag een van die min dinge is wat hy nie vir baie lank kan deel nie. In elke geval waar dit probeer is, het dit misluk, daar is inderdaad nie 'n

enkele voorbeeld in Afrika waar magsdeling gewerk het nie. Daar is nie 'n enkele staat in Afrika waar 'n afsonderlike Blanke gemeenskap met sy eie inspraak na onafhanklikheid geduld is nie. In Zimbabwe het die Blankes 20 setels maar dit beteken bloedweinig omdat dit te min is om werklik enige invloed op die regering van die dag uit te oefen. Hul enigste alternatief is om maar alles te aanvaar wat die regering doen. Indien Robert Mugabe se beplanning ook nog deurgevoer word, dan sal daar binnekort ook in Zimbabwe 'n eenpartystaat ontstaan met 'n parlement waarin die Blankes nie eers sitting sal hê nie.

Nieteenstaande hierdie feite het dit politieke mode geword om hierdie bogenoemde dinge te propageer so asof Suid-Afrika die enigste uitsondering in die geskiedenis sal wees. Dis baie moeilik om hierdie optrede te begryp behalwe om te sê dat 'n modegier gewoonlik nie op enige rasionele denke gegrond is nie maar bloot op slaafse navolging van dit wat almal glo almal van hou en dat die liberalisme in sy wese naïef en onrealisties is. As die geskiedenis bewys het dat Blanke baasskap nie kan werk nie, dat magsdeling 'n illusie is en dat Swart oorheersing vir ons katastrofaal gaan wees, dan laat dit net een enkele alternatief en dit is die skepping van 'n eie volkstaat wat ons alleen beset, bewoon en bewerk. Die opofferinge wat gemaak sal moet word weeg nie op teen die offers wat die ander alternatiewe onverbiddelik van ons gaan eis nie. Nogtans huiwer ons mense. Hulle het oënskynlik verslaaf geraak aan die "leef-nou-betaal-later" illusie, instede van die "betaal-nou-leef-later"-realiteit.

**Ons veg teen onsself**

In teenstelling met elke ander minderheidsvolk ter wêreld beskik ons vandag oor die mag om vir onsself 'n eie volkstaat te verwesenlik sonder dat dit vir ons nodig is om enigiemand daarom te vra. Maar ons bevind onsself vandag in die tragiese situasie dat ons teen onsself moet veg om te kan oorleef.

Nieteenstaande die feit dat Afrikaanssprekendes in hierdie land oor absolute politieke oppermag beskik, gaan ons onverbiddelik voort op dieselfde vernietigingspad as die ander Blanke gemeenskappe in Afrika.

Om te probeer bepaal waarom dit die geval is is nie altyd maklik nie. Dit is moontlik dat ons politieke leiers in duie gestort het voor die sielkundige aanslag en dat hulle ineenstorting aan ons gewys het hoe broos ons hele



volkshuishouding is, want saam met hulle het 'n noemenswaardige deel van die volk soos domino's omgekantel. Tot waar ons vandag die punt bereik het dat ons volk omtrent in twee verdeel is. Die Afrikaner se politieke mag binne die eenheidstaat Suid-Afrika was nog altyd afhanklik van 'n hoë mate van volkseenheid. Ons vyande het dit geweet en om daardie rede het hulle dit ten doel gehad om dit te verdeel. Daar is geen twyfel daaraan dat hulle daarin geslaag het nie.

Afrikaners bevind hulself vandag toenemend aan beide kante van 'n verdelingslyn. Grootliks 'n kunsmatige verdeling, omdat ek steeds glo dat die meerderheid Afrikaners min of meer dieselfde doelstellings en ideale vir die toekoms het. Hul toekomsvisie het slegs vervaag in die wasigheid van politieke retoriek. As daar twee woorde in ons politiek is wat al holrug gery is, dan is dit die woorde "verandering" en "hervorming". Dit word gedoen sonder dat daar gesê word hoe ver die "veranderings" sal gaan, of waarheen "hervorming" dan nou eintlik moet lei. Enige hervorming het tog 'n einddoelwit en die geskiedenis van Afrika het bewys dit kan eenvoudig niks anders wees as Swart oorheersing in die eenheidstaat Azanië nie.

Alhoewel daar seker 'n klein groepie "Afrikaanssprekende Blanke Kapenaars" is wat hierdie resultaat met al sy gevolge sal aanvaar omdat hulle lankal nie meer deel is van die Afrikanervolk nie, twyfel ek of die meerderheid Afrikaners werklik glo aan die toekomsperspektief wat die huidige beleid inhou.

Indien die meerderheid Afrikaners, ongeag van in watter politieke party hulle hulself bevind, baie ernstig met mekaar besin oor hul toekoms en tot dieselfde gevolgtrekking kom as dit wat die geskiedenis aandui, kan ons môre reeds begin met die stigting en uitbouing van 'n Afrikanerstaat.

Ons vyande weet dit egter en om daardie rede sal hulle alles in die stryd werp om dit te verhoed. Dit is waarom daar tans 'n politieke burgeroorlog in Afrikanergeledere heers. Waarom Afrikaners geëtiketteer word en kunsmatig van mekaar geskei word. Waarom die nuusmedia uit hul pad gaan om die een Afrikaner teen die ander op te sweep. Dit is waarom dit tans die sogenaamde "verregse Afrikaners" is wat as die vyand voorgehou word, en nie die Amerikaners en ander liberalistiese groepe wat deur die eeue getoon het dat hulle die belange van die Afrikanervolk nie op die hart dra nie, maar inderdaad doelgerig beplan om hom uit te wis. Dit is nou nie meer hierdie mense wat die vyand is nie, maar die konserwatiewe Afrikaner wat juis die liberalisme probeer beveg.

Terwyl ons ons blind staar teen kleinlike party-politieke verskille en etikette soos NP, KP, HNP, AWB en andere, is ons besig om ons land te verloor. Die media aan die kant van die vyand is so sterk, en daar is soveel Amerikaners wat elke aand oor die televisie vir ons sê hoe sleg ons is en hoe goed ons sal wees as ons maar net wil instem om selfmoord te pleeg, dat dit hoogs twyfelagtig is of ons hierdie gebroke volk weereens betyds bymekaar kan voeg om eendragtig die gemeenskaplike stryd aan te pak. Dit lyk dus, ongelooflik soos dit mag klink, asof die Afrikanervolk teen die Afrikanervolk sal moet veg vir die reg om voort te bestaan. Dieselfde reg wat hierdie regering aan alle Swart volke op 'n skinkbord aangebied het, die reg tot 'n soewereine volkstaat, word ons pertinent ontsê. Omdat dit die geval is, kan 'n mens tot geen ander slotsom kom as dat die regering inderdaad werk met die doel om ons te vernietig nie. Om daardie rede moet die regering, en Afrikaners wat dit nog ondersteun, weet dat hulle met die onverbiddelike weerstand van hul volksgenote te doen sal kry. 'n Baie groot deel van hierdie volk is nie bereid om Swart oorheersing, in welke vorm ookal, te aanvaar nie en hulle sal hulself met alle mag daarteen verset. Selfs met wapengeweld, as daar aan hulle geen ander keuse gelaat word nie.

### Stryd in Verdeeldheid

Geen Afrikaner kan gelukkig voel oor so 'n toedrag van sake nie, maar die regering en sy media doen werklik alles in hul vermoë om dit uit te lok. Selfs in ons veelbewoë geskiedenis sal 'n mens ver soek om nog 'n voorbeeld te vind van waar die een helfte van die Afrikanervolk so deur die ander helfte beswadder is. Aan die Swart volke se eis om selfbeskikking word die hoogste mate van voorkeur verleen, aan die Afrikaner se eis geen. Vir Swart tuislandontwikkeling word biljoene rande bewillig; die totstandkoming van 'n Afrikanerland kry nie net geen steun nie maar word aktief teengewerk. Ons eie volksgevoel word bespot en beklad. Alle moontlike leuens, misleidings en openlike bedrog word ingespan om hierdie strewe verdag te maak by die volk. Geen volk kan dit vir 'n onbepaalde tyd duld sonder dat hy begin terugkap nie. 'n Mens kan maar net hoop dat die regering en sy ondersteuners sal besin oor hierdie optrede alvorens 'n openlike burgerstryd uitbars.

Dit is baie interessant dat hierdie hele vendetta teen ons volkskap aangevoer word deur die Kaapse establishment, veral deur die Kaapse politici en nuusmedia. Dit is sekerlik nie verbasend nie, aangesien die konsep van volkskap nooit werklik wortel geskiet het in die gebied wat deurgedrenk is in die "Cape Liberal Tradition" nie. Hierdie Kaapse establishment



moet egter nie sy eie mag oorskat nie; hy moet kennis neem van die feit dat die Afrikanervolk in die verlede telkemale alleen gestaan het. Tydens die Groot Trek het die Kaapse establishment, en selfs die Kaapse kerk ook, sy eie volksgenote beswadder en in die steek gelaat. Toe het die Afrikanervolk ook sonder 'n regering, selfs sonder 'n kerk gestaan, maar dit het hom nie verhoed om sy doel te bereik nie. Gedurende twee Vryheidsoorloë het die Afrikanervolk weereens alleen gestaan, gesteun deur 'n klein getal Kaapse rebelle (baie klein in terme van die Kaapse Afrikanerbevolking). Dieselfde het weereens gebeur tydens die Rebellie, en as dit nodig is, sal dit weer gebeur. Op hierdie stadium kan 'n mens tot geen ander gevolgtrekking kom as dat die Kapenaars die Afrikanervolk die stryd aangesê het nie. Om daardie rede sal ons onsself moet voorberei op 'n stryd in verdeeldheid, wel wetende dat daar baie Kapenaars sal wees wat aan ons kant sal staan, en baie Transvalers en Vrystaters wat hensoppers en joiners sal word. Al wat ons het, is die geloof in ons saak, om te verhoed dat dit waarvoor so baie geslagte geveg en hul lewens opgeoffer het nou sonder slag of stoot vernietig sal word.

### Haal uit die geskiedenis...

Ons volk het een lang geskiedenis van stryd om sy vryheid te behou, en daarom is dit moontlik om in ons eie geskiedenis te gaan kers opsteek oor wat ons te doen staan.

In 1877 het Shepstone die Transvaal binnegekom en sonder slag of stoot daarin geslaag om die gebied onder valse voorwendsels vir Brittanje te annekseer. Die regering van die dag het sonder meer gekapituleer. Weer het die Afrikanervolk dus sonder 'n regering gesit, want dié was toe in Engelse hande. Male sonder tal het die volk gepoog om sy saak te stel, maar daar is nie geluister nie – hy is afgelag en beswadder. Einde ten laaste het die Transvalers oorgegaan tot die stigting van 'n sogenaamde "Volkskomitee". Dit was in sy wese 'n alternatiewe regering wat die belange van die volk moes hanteer, aangesien die amptelike regering dit nie meer wou of kon doen nie. Omdat daar op daardie tydstip nie 'n enkele sterk leier was wat die volk agter hom kon verenig nie, is daar toe besluit om hierdie komitee onder leiding van 'n driemanskap te laat funksioneer. Dit was hierdie volkskomitee onder leiding van die Driemanskap wat namens die volk gaan onderhandel het, en selfs afvaardigings na Brittanje gestuur het om hul saak te stel. Toe alle moontlike vreedsame pogings op niks uitgeloop het nie, en dit duidelik geword het dat die owerhede nie van plan was om ooit na hulle te luister nie, het hierdie volkskomitee besluit om die wapen op te neem om

die volksvryheid te herstel.

Die geskiedenis van daardie tyd toon opsigtelik baie ooreenkomste met die huidige. Weereens word die volk se vryheid hom onder valse voorwendsels ontneem. Weer kapituleer sy eie regering. Weer weier die owerheid om na die wettige stem van die volk te luister, weer word ons beswadder en uitgelag. In so 'n kritieke situasie soos dié waarin ons volk tans verkeer, lyk dit asof ons geen alternatief het as om weer 'n Volkskomitee te stig, wat weereens kan optree as ons eie regering en ons belange kan verteenwoordig nie. Weereens lyk dit asof ons nie een leier het wat sterk genoeg is om die hele volk agter hom te verenig nie, ons kan ook nie wag vir so 'n leier om te verskyn nie, dus is die voor-die-hand-liggende uitweg om weereens 'n Driemanskap onder die drie invloedrykste Afrikanerleiers aan te stel. Dit moet hierdie Volkskomitee se plig wees om sy werksaamhede oor 'n veel breër terrein uit te bou as wat geassosieer word met 'n politieke party. Hy sal namens die Afrikanervolk in gesprek moet tree met alle belangegroepe om sodoende die eise van die Afrikanervolk te stel. Hy sal alles moet doen om 'n vreedsame oplossing vir ons oorlewingsproblematiek te vind. As alles egter misluk, en 'n Swart regering word op ons afgedwing, (iets wat 'n mens hoop gebeur nie), dan moet hierdie organisasie weereens die leiding neem en die gewapende stryd ter herwinning van ons volksvryheid. Dit moet hulle wees wat ons sal moet verdedig teen die groeiende chaos en bloedvergieting wat onafwendbaar moet kom as die regering voortgaan op die pad wat hy ingeslaan het. Reeds begin die chaos soos vloedgolwe oor ons land spoel, reeds word ons mense oral uitgemoor, beroof en besteel. As hierdie regering sy laaste strompelende stappie na Swart oorheersing gee, dan moet die Volkskomitee in die posisie wees om die volk se verset daarteen duidelik te verwoord. Daar moet geen twyfel gelaat word dat hier 'n volk op mars is wat hom nie gaan laat intimideer deur die Buthelezi's, die Oliver Tambo's en die Chester Crockers om sy eersgeboortereg prys te gee vir 'n baie giftige potjie lensiesop nie.

Dit sal ook die taak van so 'n Komitee wees om weereens die saak van die Afrikanervolk in die buiteland te gaan stel. Vir die eerste keer in meer as tagtig jaar moet die wêreld weer kennis neem van die Boerevolk wat weereens bereid sal wees om tot die bitter-einde te veg vir daardie vryheid wat hy so liefhet. Ons moet weereens ons selfrespek herwin, ons wil nie langer bekendstaan as 'n volk van kruipers wat soos miskruiers van die een toegewing na die ander skarrel voor elke dreigement nie. Hierdie komitee moet dit duidelik aan Afrika en die wêreld stel dat ons nie 'n negatiewe rassisme verdedig nie, maar die reg van ons volk op selfbeskikking. Dit moet



aan hulle gestel word dat ons in vrede met hulle wil saamleef, maar dat ons onder geen omstandighede bereid is om met ons vryheid daarvoor te betaal nie. Ons is die enigste Blanke volk in Afrika en dit word aan hulle oorgelaat om te bewys dat hulle nie so rassisties is soos wat hulle altyd beweer het ons is nie. En as Afrika en die wêreld nog steeds weier om ook vir die Afrikanervolk 'n plek in die son te gun, dan het ons ook geen keuse as om terug te slaan met dieselfde sielkundige oorlog as waarmee hulle ons aanval nie. Ons saak is reg en om daardie rede sal ons oor baie meer morele mag beskik as waaroor die huidige Suid-Afrikaanse regering ooit beskik het, nieteenstaande al sy magsmiddele.

Dit gaan nie hier om 'n leë kragdadigheid en 'n uitdaging van die wêreld nie. Hulle moet egter weet dat 'n volk wat met sy rug teen die muur staan, baie gevaarlik is, omdat hy geen ander keuse het nie. Vir die eerste keer in meer as tagtig jaar moet ons terugkeer na die wêreldpolitiek, nie as 'n volk wat andere se vryheid ontneem of onderdruk nie, maar ook nie as volk wat in sy verdwaasdheid op selfmoord afstuur nie.

**Oorwinning en daarna**

As ons daarin kan slaag om ons vryheid te behou en vir onsself 'n soewereine volkstaat uit hierdie chaos van die oomblik te ontworstel, dan lê daar vir ons 'n opwindende toekoms voor. 'n Toekoms waarin ons noodgedwonge onsself sal moet voortdryf om so spoedig moontlik te beweeg tot op die voorpunt van die tegnologie om daardeur ons volksbestaan te versterk.

Dit sal sekerlik ook 'n toekoms van stryd wees, maar positiewe stryd, omdat ons sal staan vir 'n onberispelike visie voor die mensdom, 'n visie van Vryheid in Verskeidenheid. Ons mag nog steeds baie vyande hê, maar ons sal ten minste ons selfrespek herwin. Ons sal binnelands rustig kan voortgaan om deur harde werk en ywer vir onsself en vir ons nageslag 'n veilige lewensruimte en 'n toekoms in ons land te bou. Omdat ons weet wat ons wil bereik sal die pad vir ons duidelik wees. Ons sal ons land verder uitbou tot die vooruitstrewendste in Afrika. Ek glo ons sal ook toenemend 'n positiewe rol kan speel om hierdie gepynigde vasteland van ons met hulp te bedien in sy stryd teen neo-kolonialisme en buitelandse uitbuiting.

Ons sal weer 'n modelstaat tot stand bring waarin ons ons eie taal en kultuur sal kan uitbou tot hoogtes wat vandag net 'n droom is. Die belangrikste is dat ons weer onsself sal kan wees. Dat ons op enige plek in ons land ons taal

sal kan praat. Dat ons nie verswelg en bedreig sal word deur vreemdelinge nie. Ons sal op ons Calvinistiese wyse die woord van God uitdra oor ons vasteland, nie net deur ons woord nie maar deur ons daad. Ons sal daarna streef om 'n voorbeeld vir die vasteland te wees. 'n Voorbeeld van Christelike deernis, maar ook van ywer en hardwerkendheid, 'n voorbeeld van vryheid. Ons kan dalk daarin slaag om die vlam van vryheid aan die brand te hou nadat dit in die res van Afrika byna heeltemal uitgedoof is.

Ons kan weer, al neem dit moontlik tyd, ons regmatige posisie in die ry van volkere inneem en meewerk aan oplossings vir die groot probleme van ons eeu, soos besoedeling, oorbevolking, ondervoeding en voedselproduksie. Dit is ook nie onmoontlik dat ons saam met die res van die wêreld die buitenste ruimte sal betree om ook daar ons deel te doen nie.

Dit beteken nie dat daar geen probleme sal wees nie. Ons sal moet werk daaraan om ons buurvolke te help om ook hul hoogste potensiaal te bereik. Ons sal moet leer om as volke naas mekaar te woon en mekaar te respekteer en mekaar se regte te erken. Hierdie alternatief bied egter aan die Afrikanervolk 'n langtermyntoekomsvisie, want binne sy eie homogene staat sal sy regte en belange die hoogste mate van veiligheid geniet. Hy sal verseker wees dat hy "die erwe van ons vadere" ongeskonde aan sy kinders en kleinkinders sal kan nalaat.

Dit is vir die Afrikanervolk om te besluit of hierdie toekomsvisie een is wat die moeite werd is om voor te stry en te werk. In die woorde van I.D. du Plessis:

Soet is die stryd vir die stryer
al moet hy uiteindelik verloor.
Maar die man wat sy deelname weier
is die man wat sy nasie vermoor.

**Neerlaag en Daarna**

As ons nie daarin kan slaag om 'n eie volkstaat te verwerf nie, dan beteken dit die einde van ons volk. Vir die nabye toekoms beteken dit steeds toenemende integrasie en toenemende geweld. Dit moet uiteindelik onafwendbaar lei tot die oorname deur 'n Swart regering. Of daardie regering deur geweld of vreedsame metodes aan bewind kom is nie van belang nie. Dit sal beteken dat die Afrikanervolk tot 'n hulpelose minderheid gemaak



word. In 'n situasie waarin die Afrikaniste soveel haat teen die Blankes aangehits het voorspel dit niks goeds vir ons nie. Die nuwe Azanië sal dadelik lid word van die OAE en die Organisasie van Onverbonde Lande en sal aan spesifieke invloede onderworpe wees. Daar is min tekens dat ons die gepaardgaande "Africanization" (Verswarting) van die staatsdiens sal kan vryspring, sowel as een of ander vorm van Afrika-sosialisme wat ten beste sal beteken dat die ekonomiese lewe stadig maar seker tot stilstand sal kom.

Vir die meerderheid Afrikaners sal daar oënskynlik ook geen ander uitweg wees as wat daar vir die ander Blanke gemeenskappe in Afrika was nie. Hulle sal by die lughawens en hawens saamdrom op soek na 'n passaat iewers heen, enige plek behalwe die chaos waarvan hulle wegvlug. Dit sal die einde van ons volk wees: ons mense sal versprei word deur die wêreld, van Australië tot Kanada, en na twee geslagte sal daar geen teken meer oor wees dat daar ooit so 'n volk soos die Afrikaners bestaan het nie. Lank voor daardie tyd sal ons al uit die geskiedenisboeke geskryf wees, ons sal 'n literêre dinosaurus word, 'n vergete stuk van die geskiedenis – en 'n baie onaangename deel van die geskiedenis daarby.

Ons monumente sal omgegooi word en ons dorpe en stede sal nuwe name kry. Al wat sal oorbly is die geboue, soos die ruïnes van 'n vergete beskawing. En natuurlik die begraafplase, totdat hulle gestootskraap word om plek te maak vir nuwe ontwikkeling. Mense wat die geskiedenis bestudeer en dalk 'n eksentrieke belangstelling in die gestorwe Afrikanervolk mag ontwikkel, soos in die gestorwe Maya-beskawing, sal verstom wees om te ontdek dat hier 'n volk geleef het wat deur God geseën was met een van die rykste lande ter wêreld, maar dat hy alles prysgegee het vir die korttermyn luukse van 'n bediende. 'n Volk wat geweier het om die lesse van die geskiedenis te leer, en daarom gedoem was om dit te herleef. 'n Volk wat nie omgekom of gesterf het nie... hy is sommer net dood. Hy het sy einde in selfmoord gevind deur homself met gemaksug te verdoof.

## BRONNELYS

**Anglin, D.C., Shaw, T.M.:** *Zambia's Foreign Policy – Studies in Diplomacy and Dependance, Boulder, Westview, 1979.*

**Arnheim, M.T.W.:** *South Africa after Vorster,* Howard Timmins Publishers, Kaapstad, 1979.

**Black, C.E., Helmreich:** *Twentieth Century Europe,* Alfred-A-Knopf, New York, 1972.

**Black, J.E., Thompson, K.W.:** *Foreign Policies in a World of Change,* Harpers Row, New York, 1963.

**Behr, E.:** *The Algerian Problem,* Cox & Wyman Limited, London, 1961.

**Booysen, H.:** **Boere-Volkstaat. Kort en Kragtig,** Oranjewerkers Promosies, Pretoria, 1985. Lansdowne, Cape.

**Bruwer, P.F.:** *Republiek Afrikana – 'n Tuiste vir die Afrikaner,* Oranjewerkers Promosies, Pretoria, 1984.

**Callaghy, T.M. (red):** *South Africa in Southern Africa – The intensifying Vortex of violence,* Praeger, New York, 1983.

**Chesterson, C.:** *The real case for Rhodesia,* Citadel Press, Lansdowne, Cape.

**Coetzee, J.A.:** *Politieke Groepering in Suid-Afrika,* Johannesburg, 1941.

**Cole, B.:** *The Elite – The story of the Rhodesian Special Air Service,* Three Knights, Amanzimtoti, 1984.

**Cope, R.K.:** *Comrade Bill. The life and times of W.H. Andrews, Workersleader,* Steward, Kaapstad, s.j.

**Crocker, C.:** *South Africa – Strategy for Change,* Foreign Affairs Vol. 59, No. 2, CFR, USA, 1980.

**De Beer, K.J.:** *Die diplomatieke strategie van Dr. Hilgard Muller,* Ongepubliseerde D. Phil Proefskrif, Bloemfontein, 1980.

**Dannhauser, J.A.:** *Internasionale Politieke Oogopslae,* Riemland Uitgewers, Bloemfontein, 1980.

**Denoon, D.:** *A Grand Illusion – The failure of Imperial policy in the Transvaal Colony during the period of reconstruction 1900 – 1905,* Longman, Bristol, 1973.

**D'Oliviera, J.:** *Vorster die Mens,* Perskor, Johannesburg, 1977.

**Eybers, G.W. (red):** *Select Constitutional Documents Illustrating South African History,* London, 1918.

**Fowler, C. de K.:** *Senior Geskiedenis,* Maskew Miller, Kaapstad, 1969.

**Flint, J.:** *Cecil Rhodes,* Little Brown & Company, Boston, 1974.

**Gann, L.H., Duignan, P.:** *Why South Africa will survive,* Tafelberg, Kaapstad, 1981.
*White Settlers in Tropical Africa,* Penguin Publishers, Londen, 1962.
*The Rulers of British Africa, 1879 – 1914, Hoover Institute Publishers, Londen, 1978.*

**Geen, M.S.:** *The Making of South Africa,* Maskew Miller, Kaapstad, 1967.

**Greig, I.:** *The Communist Challenge to Africa,* SAFF, Sandton, 1977.

**Geldenhuys, D.:** *The Diplomacy of Isolation – South African Foreign policy making,* Macmillan, Johannesburg, 1984.

**Geyer, O.:** *Adv. B.J. Vorster: Geredigeerde Toesprake van die Sewende Eerste Minister van Suid-Afrika, Deel 1 1953 – 1974,* INEG, Bloemfontein, 1976.
*Détente in Southern Africa,* INEG, Bloemfontein, 1976.

**Grobler, J.E.H.:** *Die Swart Politieke Versetbeweging in Suid-Afrika, 1875 – 1984,* UP. 1985. Honneursaantekeninge, U.P. 1985.

**Gillespie, J.:** *Algeria, Rebellion and Revolution,* Ernest Benn Limited, London, 1960.

**Gilliomee, H., Adam, H.:** *Afrikanermag – Opkoms en Toekoms,* Universiteits Uitgewers, Stellenbosch, 1981.

**Gordon, D.:** *The Passing of French Algeria,* Oxford University Press, London, 1966.

**Hansard:** 4 Maart 1968, Kolom 1561.

**Hallett, R.:** *Africa since 1875,* Rakesh Press, New Delhi, 1974.

**Hertzog, A.:** *Suid-Afrika waarheen? Oproep tot die Stryd,* Pretoria, 1985.

**Holland, R.F.:** *European Decolonization 1918 – 1981.*

**Killian, R.:** *Die problematiek van die Blanke Setlaar in Algerië,* Honneurs Skripsie, U.P. 1985.

**Kennan, G.:** *Memoirs,* London, 1968.

**Kruger, D.W. (red).** *Geskiedenis van Suid-Afrika,* NASOU, Kaapstad.
*Suid-Afrikaanse Biografiese Woordeboek Deel II,* Tafelberg, Jhb., 1972.
*The Making of a Nation – A History of the Union of South Africa 1910 – 1961,* Macmillan, Johannesburg, 1969.

**Le May, G.H.L.:** *British Supremacy in South Africa, 1899 – 1907,* Oxford, 1965.

**Leonard, R.:** *South Africa at war,* Lawrence Hill & Company, Connecticut, 1983.

**Lewsen, P. (red).:** *Selections from the Correspondence of John X. Merriman 1905 – 1924,* Van Riebeeck Society, Kaapstad, 1969.

**Lubbe, W.J.G. (red).:** *Witman waar's jou Tuisland,* Oranjewerkers Promosies, Pretoria, 1983. Pretoria, 1983.

**Malan, D.F.:** *Afrikaner volkseenheid,* Nasionale Boekhandel, Kaapstad, 1959.

**Martin, D., Johnson, P.:** *The Struggle for Zimbabwe – The Chimurenga War,* Faber & Faber, London, 1981.

**McDonald, R.:** *What I saw in South Africa,* London, s.j.

**Moorcroft, P.L.:** *Africa's Superpower,* Sygma/Collins, Johannesburg, 1981.
*A short Thousand Years – The end of Rhodesias Rebellion,* Khenty Press, Salisbury, 1979.

**Milner, A.:** *The Nation and the Empire,* Constable & Company Ltd., London, 1913.

**Muller, C.F.J. (red).:** *Vyfhonderd jaar Suid-Afrikaanse Geskiedenis,* Academica, Pretoria, 1975.

**Metrowich, F.R. (red):** *Towards dialogue and Détente,* Valiant Publishers, Sandton, 1975.
*South Africa's New Frontiers,* Valiant, Sandton, 1975.

**Munger, E.:** *Notes on the formation of South African Foreign Policy,* Pasadena, Dahlstrom, 1965.

**Nel, P.G. (red).:** *Die kultuurontplooiing van die Afrikaner,* HAUM, Pretoria, 1979.

**Newton, A.B. (red).:** *Select documents relating to the unification of South Africa,* London, 1968.

**Nimocks, W.:** *Milner's Young men: The Kindergarten in Edwardian Imperial Affairs,* Durham, VSA, 1968.

**O'Ballance, E.:** *The Algerian Insurrection 1954 – 1962,* Trinity Press, London, 1967.

**Olivier, G.C.:** *Die grondslae van Suid-Afrika se Buitelandse Beleid,* D. Phil Proefskrif, Pretoria, 1973.

**Olson, K.E.:** *The History Makers: The Press of Europe from it's beginning through 1946.* Louisiane State University Press, Baton Rouge, 1965.

**Pakenham, T.:** *Die Boereoorlog*, Jonathan Ball, Jhb., 1981.

**Pyrah, G.B.:** *Imperial Policy and South Africa 1902 – 1910*, Oxford, 1955.

**Reed, D.:** *The Battle for Rhodesia*, HAUM, Kaapstad, 1966.

**Rawcliffe, D.H.:** *The Struggle for Kenya*, Victor Gollancz Ltd., London, 1954.

**Robinson, R., Gallagher, J.:** *Africa and the Victorians*, London, 1972.

**Rhoodie, N.J. (red).:** *South African Dialogue*, McGraw Hill Book Company, Johannesburg, 1972.

**Ries, A., Domisse, E.:** *Broedertwis: Die verhaal van die 1982 skeuring in die Nasionale Party*, Tafelberg, Kaapstad, 1982.

**Schrire, R.:** *South Africa – Public Policy Perspectives.*

**Scholtz, G.D.:** *Die Tweede Vryheidsoorlog 1899 – 1902*, Voortrekker Pers, Jhb., 1960.
*Die Ontwikkeling van die Politieke Denke van die Afrikaner*, Deel I – VIII Perskor-Uitgewery, Johannesburg.
*S.A. en die Wêreldpolitiek*, Voortrekker Pers, Johannesburg, 1954.
*Afrikaner Waarheen*, Perskor, Jhb., 1978.
*'n Swart Suid-Afrika*, Voortrekker Pers, Jhb., 1964.

**Schoeman, R.P.:** *Sir Alfred Milner en die Heropbouprogram na die Tweede Vryheidsoorlog*, Ongepubliseerde Honneurs skripsie, U.P., 1985.

**Spence, J.E.:** *Republic under pressure – A study of South African Foreign Policy*, Chatam House, London, 1965.

**Sorrenson, M.P.K.:** *Origins of European Settlement in Kenya*, Oxford University Press, London, 1968.

**Strauss, F.J.:** *SWA vir die Wolwe*, Eros Uitgewers, Windhoek 1981.

**Steyn, J.C.:** *Tuiste in eie Taal*, Tafelberg, Kaapstad, 1982.

**Strijdom, I.J.:** *Die Anneksasie van die Volkstel*, Pretoria, 1984.

**Swanepoel, H.J.S.:** *Die Problematiek van die Blanke Setlaar in Kenia*, Ongepubliseerde Honneurs Skripsie, U.P., 1985.

**Swart, A.:** *... en hier is nou ons nuwe Boerevolkstaat*, Oranjewerkers Promosies, Pretoria, 1985.

**Thompson, L.M.:** *The unification of South Africa 1902 – 1910*, Oxford, 1960.

**Van Aswegen, H.J.:** *Geskiedenis van Afrika: Van die Vroegste Oorspronge tot Onafhanklikheid*, Academica, Pretoria, 1982.

**Van Jaarsveld, F.A.:** *Honderd basiese dokumente by die studie van die Suid-Afrikaanse geskiedenis 1648 – 1961*, Kaapstad, 1971.
**Van van Riebeeck tot Vorster**, Perskor, Johannesburg, 1976.
*Omsingelde Afrikanerdom*, HAUM, Pretoria, 1978.

**Van Rensburg, A.P.J.:** *Aspekte van die geskiedenis van Afrika*, HAUM, Pretoria, 1974.
*Die Nuwe Afrika*, HAUM, Pretoria, 1979.
*Moderne Afrika*, De Jager/HAUM, Pretoria, 1983.
*Afrika Verskeidenheid*, HAUM, Pretoria, 1976.
*The Tangled Web: Leadership and change in Southern Africa*, HAUM, Pretoria, 1977.
*Africa's Men of Destiny*, De Jager/HAUM, Pretoria, 1981.



**Steinmeyer, J.:** *Spykers met koppe*, Nasionale Pers, Kaapstad, 1949.

**Verbrugh, A.J.:** *Universeel en Antirevolusionair*, Uitgeverij De Vuurbaak, Groninge, 1980. Deel I.

**Van Tonder, R.:** *Ons Diaspora*, Randburg 1984.
*Die Boerestaat*, Randburg 1974.

**Vermooten, F.:** *Transvaal en die totstandkoming van die Unie van Suid-Afrika*, Argiefjaarboek 1957, Staatsdrukker, Kaapstad, 1957.

**Vulliamy, C.E.:** *Outlanders – A study in Imperial Expansion in South Africa 1877 – 1902*, Jonathan Cape, London, 1938.

**Walker, W.:** *The Bear at the back door*, Valiant Publishers, Sandton, 1978.

**Ward, W.E.F., White, L.W.:** *East Africa: A Century of Change*, George Allen & Unwin Ltd., London, 1971.

**Welensky, R.:** *Welensky's 4000 days. The life and Death of the Federation of Rhodesia and Nyasaland*, Collins, London, 1984.

**Wood, S.:** *Kenya – The tensions of progress*, Oxford University Press, London, 1962.

**Periodieke Publikasies**
The Citizen – 18-5-78
Sechaba 8-1-69
Beeld 14 – 15 Julie 1981
News Week – 26 Maart 1984
Neue Züricher Zeitung – 4-6-93
Financial Times – 25-5-83
The Guardian – 18-4-83
South – April 1984
SA Oorsig – 16 Maart 1984
6 April 1984
19 Junie 1984

## REGISTER